

# VOORGESKIEDENIS EN GESKIEDENIS

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ZEERUST (MARICO)

HERMANN REX




# DIE VOORGESKIEDENIS EN GESKIEDENIS VAN

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ZEERUST (MARICO)

VANAF DIE PREDIKANTSKAP VAN DS. DANIEL LINDLEY (1840-1844) TOT DIÉ VAN DS. SAMUEL YOUNG (1947-1971),

beskrywe teen die agtergrond van die koms van blankes na Marico en die ontstaan van die dorp Zeerust.





deur

HERMANN REX

Uitgegee deur

Die Kerkraad, Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.

Gedruk deur
Die N.H.W.-Pers, Pretoria.
1971.

## VOORWOORD

In die begin van November 1966 het ds. Young die skrywer van hierdie gedenkboek versoek om 'n artikel van tien getikte blydsye te skrywe oor die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust vir publikasie in die gedenkboek wat die Zeerustse Stadsraad van voornemens was om in 1967, ter herdenking van die honderdjarige bestaan van die dorp, te publiseer. Nadat alle beskikbare primêre en sekondêre bronne in die Transvaalse Argiefbewaarplek en elders geraadpleeg is, het ek op 10 Januarie 1967 die eerste gedeelte van die manuskrip, bestaande uit 57 getikte bladsye aan ds. Young gestuur. Die artikel onder die opskrif „Grepe uit die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust tot in 1884", waarvan die kopiereg deur my voorbehou is, is vervolgens opgeneem in „Die Zeerustse Eeufeesgedenkboek, 1867-1967" wat in April 1967 verskyn het. Op 10 April 1967 is die tweede en laaste gedeelte van die oorsig voltooi onder die opskrif „Verdere grepe uit die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust, 1884-1967" en aan ds. Young gestuur. Op daardie stadium was ek egter onbewus van die feit dat die gedenkboek reeds besig was om gedruk te word en dat die „Verdere grepe" nie meer vir publikasie in aanmerking geneem sou word nie.

Op 13 Mei 1967, kort nadat die gedenkboek verskyn het, het ds. Young die Kerkraad herinner aan die aanstaande eeufeesviering van die gemeente in 1971, dat dit wenslik sou wees om 'n gedenkalbum by die geleentheid uit te gee en dat ekself betyds gevra moet word of ek gewillig sou wees om die verantwoordelikheid te aanvaar om so 'n gedenkalbum saam te stel. Op 1 Februarie en 19 April 1969 het die Kerkraad weer aandag aan die saak geskenk en toe opdrag aan ds. Young gegee om met my oor die aangeleentheid te onderhandel. Ds. Young was daarna persoonlik met my oor die samestelling van 'n gedenkboek in verbinding en op 25 Oktober 1969 het hy aan die Kerkraad berig dat hy met my oor die saak gepraat het. Op daardie stadium was ek vir geruime tyd besig met die navorsing en beskrywing van die ontstaan van die dorp Bronkhorstspruit (Erasmus) vir publikasie in die Eeufeesgedenkboek van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Bronkhorstspruit, wat in November 1969 die lig gesien het en ek was van plan om vanaf Januarie 1970 vir 'n tydlank studieverlof te neem met die oog op die voltooiing van 'n doktorale proefskrif. In die lig van die feit dat ek vanaf 1966 reeds besig was met intensiewe navorsing oor die ontstaan van Zeerust-dorp en die voorgeskiedenis en geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust, dat 'n artikel van my hand in April 1967 in „Die Zeerustse Eeufeesgedenkboek" verskyn het en dat die manuskrip van die res van die gemeentelike geskiedenis ook reeds in April 1967 geskrywe is, het ek besef dat ek die taak op my skouers sou moes neem en dat die voltooiing van my proefskrif en die bereiking van 'n

lewensideaal vir twee of drie jaar uitgestel sou moes word. Daarby het ook gekom dat my goeie vriend uit my studentedae, Sampie Young, die versoek aan my gerig het en daarom kon ek dit net nie oor my hart kry om vir hom nee te sê nie!

Intussen het ek afskrifte van die ongepubliseerde „Verdere grepe" aan prof. H. P. Wolmarans en di. Venter en Steenekamp besorg met die versoek dat hulle asseblief kommentaar moet lewer en aanvul wat ek oor hul dienstyd as predikante van die Zeerust-gemeente op skrif gestel het. Al drie die bogenoemde oud-predikante van Zeerust het mettertyd op my versoek gereageer.

Waar ek in die manuskrip van 1967 begin het met 'n beskrywing van die koms van die Voortrekkers na Marico in 1837, het ek in 1970 tot die oortuiging gekom dat dit noodsaaklik en wenslik is dat ek aandag moet gee aan die koms van die blankes na Marico vanaf die tweede dekade van die negentiende eeu en ook moet stilstaan by die koms van die Franse en Amerikaanse sendelinge na Mosega in die dertiger jare, en in hierdie verband ook moet verwys na die belangrike rol as tussenganger wat eerw. Robert Moffat van Kuruman destyds tussen Moselekatse en die sendelinge gespeel het. Om die gang van sake duidelik te stel, was dit noodsaaklik dat ek uit die Engelse werke van Campbell, Moffat en ander skrywers moes aanhaal. Die hoofstukke oor die koms van die Voortrekkers na Mosega en Marico in 1837 en oor ds. Lindley, het my die geleentheid gebied om te verwys na die kerknaamkwessie en die besondere plek wat ds. Daniel Lindley as Voortrekkerpredikant vanaf 1840 tot 1844 ingeneem het. Wanneer daar moontlik kritiek uitgespreek word dat ek te veel aandag bestee het aan die koms en verblyf van die sendelinge, meer in besonderheid van die Amerikaanse sendelinge, moet ek daarop wys dat die Franse, Amerikaanse en Engelse pogings tot die vestiging van 'n sendingstasie op Mosega in die dertiger jare 'n baie belangrike en unieke hoofstuk vorm in die voorgeskiedenis van Marico-distrik, Zeerust-dorp en die verskillende blanke kerkgenootskappe. Die gedenkboek wat u nou in u hande het, het die gulde geleentheid gebied dat die voorgeskiedenis van dorp, distrik en gemeente vir die eerste keer betreklik uitvoerig in 'n gemeentelike publikasie beskrywe en in die regte perspektief geplaas kon word.

Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico) herdenk tans sy honderdjarige selfstandige bestaan as gemeente maar kennismaking met sy voorgeskiedenis toon oorvloediglik aan dat sy voorgeskiedenis teruggaan tot in 1837, dit wil sê tot in die aanvangsjare van die Groot Trek en dat lidmate van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk selfs voor daardie tyd hul weg na Marico gevind het.

Hierdie gedenkboek wil graag aan die lig bring op watter wyse die Nederduitsch Hervormde Kerk vanaf die vroegste jare van blanke vestiging in Marico — veral vanaf die dertiger jare van die vorige eeu — op 'n intieme wyse met die land en sy mense geassosieer is. In hierdie verband wil ek graag die aandag pertinent vestig op 'n memorie wat komdt. J. W. (Jan) Viljoen en 47 van sy medeburgers op 24 Desember 1859 aan die Staatspresident en die Uitvoerende Raad gerig het. Hulle verwys na hulself as **„ledematen der Nederduitsch Hervormde Gemeenten"** en in die memorie vra hulle inligting **„welke Kerk de Kerk van de Staat is, de Nederduitsch Hervormde Kerk welke alhier bestaan heeft vanaf het begin der aanlegging van dit land of de Kerk nu onlangs opgerigt onder de leiding van den Heer D. Postma?"** Bekende name van ou, eerbiedwaardige Marico-families kom op die memorie voor: Viljoen, Coetzee, Pretorius, Erasmus, Beukes, Gronum, Seymore, Faber, Jacobs, Botha, Slabbert, Cloete, Du Pree, Snyman, Joubert, Naude, Roos, Oberholster, Smit, Du Toit, Basson, Engelbrecht, Smith en Swart. As hulle in hul memorie, gerig aan die hoogste gesag in die Staat, die bewering maak dat **„de Nederduitsch Hervormde Kerk welke alhier bestaan heeft vanaf het begin der aanlegging van dit land"**, dan het hulle, die pioniers en die grondlêers van die Natalse, die Zuid-Afrikaansche en die Oranje-Vrystaatse Republieke met die Nederduitsch Hervormde Kerk, vry van die gesag van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Nederduitsch Hervormde en, vanaf 1842, van die Nederduitsche Gereformeerde Kerk, as die enigste erkende Kerk, uit eie ondervinding en betrokkenheid by al die gebeurtenisse ten noorde van die Oranjerivier vanaf die tweede helfte van die dertiger jare, immers geweet waaroor hulle praat. Hierdie gedenkboek wil ook graag lig werp op die jare voor 1871, toe die oorgrote aantal inwoners van Marico aktiewe lidmate was van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom wat vanaf 1853 bedien is deur die onvergeetlike ds. Dirk van der Hoff, en voor sy koms in die eerste helfte van die veertiger jare, deur ds. Daniël Lindley.

Ek hoop en vertrou dat die klem wat in hierdie gedenkboek val op die dertig jaar-lange voorgeskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico), daartoe sal bydra dat die teenswoordige lidmate weer opnuut bewus sal word van die lang, trotse en eerbare verlede van hierdie histories belangrike Hervormde gemeente. Die gedenkboek sal hopelik, ofskoon op gebrekkige wyse, weer in herinnering roep die werk wat in hierdie gemeente oor 'n tydperk van 130 jaar deur predikante, konsulente, ouderlinge, diakens, ander ampsdraers en gemeentelede gedoen is. Daar word nie net hulde gebring aan die verskillende predikante en hul eggenotes wat op so 'n getroue wyse hier gearbei het nie, maar ook aan die getroue steun wat honderde kerkraadslede, hul eggenotes en gesinne sowel as ander ampsdraers in die loop van die jare aan die Zeerust-gemeente

gegee het. Hul getrouheid aan die Kerk van hul vadere en aan hul gemeente, hul voorbeeldige pligsvervulling, hul opofferende werk, maar boweal hul hoë verantwoordelikheidsin, is in elke opsig merkwaardig en het op my 'n diep en blywende indruk gemaak.

Die taak van die samestelling van die gedenkboek het ek in 1970 in my private hoedanigheid op my skouers geneem en ek moes bygevolg my jaarlikse verloftyd en elke naweek daarvoor gebruik terwyl ek my in die afgelope jaar ook van alle ander aktiwiteite moes onttrek en baie middernagolie moes brand! Toe die tyd nadergekom het dat die manuskrip aan die drukkers besorg moes word, moes ek noodgedwonge in Desember en Januarie ook af en toe van my kantoortyd gebruik maak. Vir die vriendelike vergunning wil ek die Administrateur en die Raad vir die Argief en Museum hartlik bedank. Ek wil ook graag my dank betuig teenoor mej. J. M. Visser van die personeel van die Argiefbewaarplek, wat al die name van ampsdraers van die gemeentes wat vanaf 1907 in die Almanak gepubliseer is, op aparte kaartjies getik het, sodat ek die inligting kon verwerk en in hoofstuk 30 kon weergee. Mej. Visser het my ook vir 'n weeklank gehelp met die lees van die strookproewe, terwyl my dogter, mej. Marlene Smit, my tuis met dieselfde veeleisende taak gehelp het. Aan albei die dames my hartlike dank. My hartlike dank ook an mnre. G. P. Kleynhans, A. J. Viljoen en die vakkundige personeel van die N.H.W.-Pers wat te midde van drukke, normale werksaamhede, hulle tot die uiterste ingespan het om die gedenkboek betyds te laat verskyn. Hul beplanning en aangename samewerking word hoog waardeer. 'n Besondere woord van dank aan mnr. I. J. Liebenberg van Filma Ateljee, Paul Krugerstraat, Pretoria, vir die vakkundige sorg wat hy aan die foto's bestee het. Ook word mnr. Charles Wilsenach, argitek verbonde aan die firma Pretorius, Steyn & Lategan, bedank vir die lyntekening van die ou kerkgebou wat hy op versoek van mnr. M. (Boet) Pretorius, lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en vennoot in bogenoemde argiteksfirma, gereed gemaak het.

Met die oog op ruimtebesparing, is die verwysings en voetnote wat algaande in die manuskrip aangebring is, uit die gepubliseerde teks weggelaat. Naas die groot aantal dokumente wat in die Transvaalse Argiefbewaarplek geraadpleeg is, is ook ruimskoots gebruik gemaak van argiefmateriaal wat in die afgelope aantal jare deur die Staat gepubliseer is, veral die Notules van die Natalse, die Suid-Afrikaanse en die Oranje Vrystaatse Republieke Alle beskikbare argiefstukke van gemeentelike aard wat in die Argiefbewaarplek van die Nederduitsch Hervormde Kerk bewaar word, is ook geraadpleeg. Ongelukkig het die notuleboek van die Potchefstroomse en Zeerustse Gemeentes, wat betrekking het op die tydperk tot 1902, verlore geraak. Verder is alle amptelike publikasies van die Nederduitsch Hervormde en Nederduitse Gereformeerde Kerke geraadpleeg benewens tydskrifte van allerlei aard en 'n verskeidenheid koerantuitknipsels.

In verband met die eerste agt hoofstukke het ek nie alleen gebruik gemaak van inligting wat voorkom in bekende kerklike publikasies nie, maar veral dankbaar gebruik gemaak van die volgende werke: John Campbell, Travels in South Africa, 2 vols.; S. H. Pellissier, Jean Pierre Pellissier van Bethulie; J. P. R. Wallis (Editor), The Matabele Journals of Robert Moffat, 1829-1860, 2 vols.; Robert Moffat, Missionary Labours and Scenes in Southern Africa; Percival R. Kirby, Sir Andrew Smith; M. H. Lister (Editor), Journals of Andrew Geddes Bain; D. J. Kotze, Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Matabele, Argief-jaarboek vir S.A. Geskiedenis, 13de jrg., nr. 1; D. J. Kotze (Editor), Letters of American Missionaries, 1835-1838, Argiefjaarboek, 21ste jrg., nr. 1; Edwin W. Smith, The life and times of Daniel Lindley, 1901-1880; tesame met sy verkorte, Afrikaanse vertaling deur Timo Kriel; J. J. Oberholster en M. C. van Schoor, Die Nederduitse Gereformeerde Kerk van die Oranje-Vrystaat en Agatha Schoeman, Coenraad de Buys. 'n Brosjure wat prof. S. P. Engelbrecht in 1946 geskrywe het, Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico), 1871-1946, bevat ook waardevolle inligting.

Pretoria, 7 Maart 1971.

H. M. Rex.

## INHOUD

## 1. BLANKES IN DIE LAND VAN DIE HURUTSHE EN SY BUURSTAMME VOOR DIE KOMS EN VESTIGING VAN DIE FRANSE SENDELINGE.

Wanneer daar in 1971 deur die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust teruggekyk word op 'n honderd jaar-lange onafhanklike bestaan van die gemeente en nog verder terug op sy voorgeskiedenis, word onwillekeurig die vraag gestel wanneer die Nederduitsch Hervormde Kerk die eerste keer met sy werksaamhede in Marico begin het. Die beantwoording van dié vraag is geleë in die opvatting dat die beginpunt van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Noorde die tydstip was toe die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk as Voortrekkers die noordelike grens van die Brits-beheerde Kaapkolonie oorgesteek en hul Kerk, „'n Kerk op trek", saam met hulle na die gebiede noord van die Oranjerivier geneem het. Die oorskryding van die noordelike grens van die Kaapkolonie was dus die totstandkoming van 'n selfstandige Transoranjese of Transgariepse Nederduitsch Hervormde Kerk buite die grense van die Kaapkolonie en vry van die gesag van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk, en na 5 November 1842 — toe die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Kerk „Hervormde" verander het in „Gereformeerde" — ook vry van die gesag van die Sinode van die Kaapse Nederduitsch Gereformeerde Kerk.

Toe 'n aantal lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk as lede van die Potgieter-kommando in Januarie 1837 hul verskyning op Mosega gemaak het, het hul vlugtige besoek 'n nuwe tydperk vir Marico en die res van die Oorvaalse gebied ingelui. Daarom moet die dae vóór en ná 17 Januarie 1837 as belangrike datums in die voorgeskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust beskou word. Dit was op daardie dae dat lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk vir die eerste keer in groot getalle hul verskyning in die suidelike gedeelte van die Marico distrik gemaak en deur hul psalms, gesange en gebede wat hulle waarskynlik in die aande voor en na 17 Januarie 1837 in daardie omgewing gesing en opgestuur het, Marico-distrik vir die eerste keer aan die Kerk van die Voortrekkers gebind het. Hierdie eerste vlugtige kennismaking met Marico sou daartoe lei dat lede van daardie kommando tesame met ander burgers, in November van dieselfde jaar die Matabeles vir goed uit Marico verdrywe en sodoende die weg gebaan het dat sommige van hulle van toe af jagtogte in Marico en omstreke onderneem en ander hulle in die veertiger en later jare in Marico gaan vestig en mettertyd deel gehad het aan die aktiwiteite van die Potchefstroomse en mettertyd van die Maricose (Zeerustse) Nederduitsch Hervormde Gemeentes.

**Die eerste blankes in Marico, die eertydse Hurutsheland.**

Dit moet egter in gedagte gehou word dat die Voortrekkers van 1837 nie die eerste blankes en waarskynlik ook nie die eerste lidmate, of kinders van lidmate, van die Nederduitsch Hervormde Kerk was wat met die vrugbare, waterryke en skilderagtige omgewing van Mosega en die omliggende gebied kennis gemaak het nie, maar dat in die loop van die eerste helfte van die negentiende eeu 'n aantal blanke jagters, voortvlugtiges, handelaars, reisigers en sendelinge die landstreek van die Hurutshe en omwonende stamme besoek het terwyl sommige van hulle selfs pogings aangewend het om hulle in die gebied te vestig.

Toe die eerste blankes vanaf die begin van die negentiende eeu van uit die suide met die teenswoordige Marico-distrik kennis gemaak het, was Kaditshwene en Tshwenyane, in die omgewing van die teenswoordige Enselberg, die digbevolkte tweeling hoofsetel van die Hurutshe, terwyl verskillende ander Bantoestamme rondom die Hurutshe gewoon het. Dit was hierdie aanloklike landstreek en hierdie stamme waarmee verskillende avontuurlustige, ondernemende en roepingsbewuste blankes reeds jare voor die aanvang van die Groot Trek kennis gemaak het. Waardevolle inligting oor dié verafgeleë streke en hul inwoners het sodoende bekend geraak en het daarna deur middel van gesprekke, amptelike verslae en publikasies in die vorm van koerante, tydskrifte en boeke onder die aandag van belangstellendes in die Kaapkolonie en oorsese lande gekom.

Ten einde die hele kwessie van blanke vestiging in Marico en die gepaardgaande kerklike aktiwiteite in regte perspektief te kry, moet daar aanvanklik kortliks aandag gegee word aan die blankes wat vanaf die begin van die negentiende eeu van uit die suide pogings aangewend het om nader kennis te maak met die Hurutshe-landstreek, sy inwoners, en die moontlikhede wat dit gebied het vir jag, handel, die vestiging van die Kerk en die uitbreiding van die Christelike geloof onder die heidene. Daardie blankes, wat in die aangesig van groot gevare en moeite hul skredes noordwaarts gewend het, was in 'n sekere sin die voorlopers van van die Voortrekkers, waarvan sommige van hulle hulle vanaf die tweede helfte van die veertiger jare in toenemende getalle in Marico gaan vestig het.

**Ontdekking en oorskryding van die Oranjerivier.**

Volgens beskikbare inligting was Jacobus Coetzee, 'n boer van Piketberg en moontlik een van die voorvaders van die Coetzee-familie van Zeerust, die eerste blanke wat in 1760 die Grootrivier ontdek het, dit oorgesteek het en tot sover as die teenswoordige Warmbad in Suidwes-Afrika deurgedring het. In die volgende jaar het Coetzee, vergesel van Hendrik Hop, Carel Brink en ander lede van 'n ekspedisie, verdere ondersoek in dieselfde rigting ingestel en tot die noordelike punt van Karasberg gevorder terwyl Coetzee drie dagreise anderkant die Visrivier van daardie landstreek omgedraai het.

Die naam van kol. R. J. Gordon, 'n Nederlander met Skotse bloed in sy are, sal steeds geassosieer word met die Oranjerivier, wat Coetzee reeds in 1760 ontdek het, maar waarmee hy in 1777 in die omgewing van die teenswoordige Bethulie kennis gemaak het. Twee jaar later het Gordon in geselskap van William Paterson na die monding van die Oranjerivier gegaan, wat voorheen reeds besoek was deur Wikar, 'n Sweedse droster uit die diens van die Oos-Indiese Kompanjie. Daarvandaan het Gordon die loop van die Oranjerevier oor 'n afstand van 530 myl gevolg.

Die eerste oorskryding van die Oranjerivier op 'n ander plek as naby sy monding, wat op skrif gestel is, was by Little Bend in 1799 deur eerw. William Anderson van die Londense Sendinggenootskap. Van toe af het verskillende blankes uit die Kaap hul skredes noordwaarts oor die Oranjerivier en die gebiede ten noorde daarvan gewend. Dit is ook bekend dat jagters reeds voor 1804 uit die Kaapkolonie hul verskyning in die teenswoordige Oranje-Vrystaat gemaak het.

In 1801 het die Kaapse owerheid opdrag gegee aan 'n kommissie onder leiding van Pieter Truter en William Somerville om die Oranjerivier by Little Bend oor te steek en die gebied verder noord te ondersoek met die oog op die aankoop van vee. Sodoende het hulle deurgedring tot by Lithako, ook genoem Lattakoo, Dithakong en Takoon aan die Mashowrivier, ook genoem die Ou Lithako-rivier, waar die Betsjoeanas by hulle aangedring het om nie verder noordwaarts te gaan nie.

Met die vestiging van 'n sendingstasie van die Londense Sendinggenootskap onder leiding van eerw. en mev. Edwards, bygestaan deur J. M. Kok op die oewers van die Kurumanrivier in die gebied van die Thlaping en Thlaro in 1801, en die vestiging van sendingstasies onder die Griekwas en Hottentotte by Klaarwater (Griekwastad), onder leiding van eerw. William Anderson, is die weg gebaan vir besoeke van ander blankes van uit die suide aan die gebiede noord van die Oranje-, Vaal- en Limpoporivier. Dit is dus vermeldenswaardig dat blankes uit die Kaapkolonie reeds in die eerste dekade van die agtiende eeu met die teenswoordige Marico-distrik kennis gemaak het en dat eerstehandse inligting van die gebied en sy inwoners in die volgende aantal jare in die Kaap en elders bekend geraak het. Lichtenstein, die bekende reisiger, vergesel van eerw. Kok, was in 1805 die eerste reisiger wat die gebied van die Thlaping besoek het.

**Cowan en Donovan.**

In 1808 is dr. Alexander Cowan, Assistent-geneesheer van die 83ste Regiment, luit. E. D. Donovan, 'n Kaapse burger („boor"), twintig soldate as 'n gewapende lyfwag, en eerw. Anderson van Klaarwater, deur die Goewerneur, Graaf Caledon, gestuur om ondersoek in te stel na die toestande in die gebied ten noorde van die Betsjoeanas en selfs verder noord en noordoos tot in Portugees Oos-Afrika. Die groep goedgewapende manne het die noordelike grens van die Kaapkolonie oorgesteek, verder oor die Oranjerivier gegaan en op Ou Lithako aan die Mashowrivier, noord

van die Kurumanrivier, aangekom. Vandaar het hulle in 'n noordoostelike rigting oor die Maloporivier voortgereis en op 24 Desember gevorder tot op 'n plek êrens in die teenswoordige Noordwes-Transvaal, die verste wat enige witman tot op daardie stadium in die binneland van Suid-Afrika deurgedring het. Eerw. Anderson van Klaarwater het die ekspedisie tot in die gebied van die Ngwaketse, wat reeds vroeg in die eeu deur eerw. Anderson besoek is, vergesel, vanwaar hy teruggekeer en oor die vordering van die ekspedisie berig het.

Dr. Cowan, luit. Donovan, die onbekende Kaapse „boor" — moontlik 'n lidmaat van die Nederduitsch Hervormde Kerk — die Britse soldate en eerw. Anderson was sodoende waarskynlik die eerste blankes wat met 'n gedeelte van die teenswoordige Marico-distrik kennis gemaak het. Die ekspedisie het egter nooit weer teruggekeer nie en is vermoedelik deur inboorlinge vermoor of het aan siekte beswyk in 'n gebied ten noorde of noordooste van die plek waar eerw. Anderson van hulle afskeid geneem het. In die loop van die tyd het Campbell, Moffat, Bain, Smith en ander reisigers probeer vasstel wat van dr. Cowan en sy ekspedisie geword het, maar daar kon nooit met sekerheid vasgestel word wat van hulle geword het en waar hulle hul einde tegemoet gegaan het. Een gerug het gelui dat die hele geselskap aan die Sofala-rivier omgekom het. Toe eerw. John Campbell in Mei 1820 op pad was na die land van die Hurutshe en by die Maloporivier aankom, verwys hy na dié rivier „as the last point from whence any intelligence ever came from Cowan, Donovan and the soldiers of the Cape Regiment . . ."

**William Burchell.**

In 1811 en die jaar daarna het dr. William Burchell, 'n plantkundige van naam, in die geselskap van 'n aantal Hottentotbediendes lang reise na die binneland onderneem en sodoende het hy met die Vaalrivier tot by sy samevloeiing met die Rietrivier opgegaan en vandaar die gebied ten noordweste van die Kurumanrivier en Ou Lithako tot sover as Chuë ondersoek. Op 'n kaart wat deur hom saamgestel en tien jaar na sy besoek gepubliseer is, word die teenswoordige Transvaal en Oranje-Vrystaat feitlik blank gelaat.

**Die eerste besoek van eerw. John Campbell.**

Terwyl Burchell in 1812 besig was om die gebied in die omgewing van die Kurumanrivier te ondersoek, het die direkteure van die Londense Sendinggenootskap besluit om eerw. John Campbell van „Kingsland Chapel", een van hul mededirekteure, vir 'n uitgebreide inspeksietoer van hul sendingstasies in Suid-Afrika te stuur. Volgens prof. Du Plessis was Campbell „charged with the duties of visiting various mission stations, selecting spheres in which new operations could be commenced and reporting generally upon the condition and prospects of the mission."

Sy reis vanaf Londen na die Kaap en terug het vanaf Junie 1812 tot Mei 1814 geduur. Die reis wat Campbell na die binneland van Suid-Afrika onderneem het, is beskrywe as een van die interessantste en merkwaardigste in die annale van Afrika-reise, terwyl hyself dit as die interessantste tydperk van sy lewe beskou het. Nadat hy in Februarie 1813 uit Kaapstad vertrek en gereis het oor Bethelsdorp, Grahamstad, Graaff-Reinet en Klaarwater (Griekwastad), waar hy in Junie 1813 aangekom het, het hy vandaar nog verder noordwaarts gereis en uiteindelik, vergesel van eerw. James Read, by Ou Lithako, dertig myl noordoos van die Kurumanrivier, aangekom, waar hy Mothibi, opperhoof van die Thlaping, oorreed het om 'n sendeling in Ou Lithako toe te laat. Toe Campbell in Ou Lithako verneem het van 'n digte bevolking ten ooste van die stat, het hy in daardie rigting gereis en sodoende die Hartsrivier bereik en dit gevolg tot by sy samevloeiing met die Vaalrivier.

Ofskoon Campbell in 1813 by geleentheid van sy eerste besoek nie die land van die Hurutshe, ten noordooste van Ou Lithako, besoek het nie, was die belangrikste gevolg van sy eerste besoek aan Suid-Afrika die kragtige wyse waarop die sendingwerksaamhede onder die Betsjoeanas daarna voortgesit is. Campbell se eerste besoek is deur Moffat „the prelude to a new era in the history of our African mission" genoem.

**Lithako aan die Kurumanrivier.**

Voor die belangrike tweede besoek van eerw. John Campbell aan Suid-Afrika in 1819 en die jaar daarna in geselskap van eerw. John Philip, het die sendelinge Read, Evans en Hamilton in Februarie 1816 'n onsuksesvolle poging aangewend om 'n sendingstasie in Ou Lithako aan die Mashowrivier te begin, deels te wyte aan die indirekte invloed van Coenraad de Buys. Eerw. James Read het egter daarin geslaag om vir opperhoof Mothibi, seun van opperhoof Molehabangue, te oorreed om in Junie 1817 sy hoofstat dertig myl suidwaarts te verskuiwe na 'n geskikter plek op die oewers van die Kurumanrivier. Vanaf daardie tydstip het die Nuwe Lithako (Kuruman), die belangrike middelpunt van die sending onder die Betsjoeanas geword, veral nadat eerw. Robert Moffat, wat bekend gestaan het vir sy „uncompromising Calvinism and proselytizing zeal", hom in Mei 1821 daar gaan vestig het. Van toe af was Kuruman vir jarelank die bekende buitepos van die beskawing vanwaar verdere reise na die noordelike gebiede en verder na die binneland onderneem is.

**Coenraad de Buys, die eerste blanke in Hurutsheland.**

Coenraad de Buys, wat hom teen die einde van die agtiende en in die begin van die negentiende eeu in Kafferland op die Kaapse Oosgrens en tydens sy latere omswerwinge buite die grense van die Kaapkolonie met die inboorlinge verswaer het en vir daardie rede deur sy blanke medeburgers verag en verstoot is, het omstreeks 1814 uitgewyk na die gebiede noord van die Oranje- en die Vaalrivier. In 1816 was De Buys in die

omgewing van die Harts- en die Vaalrivier, „where he diffused into the minds of the Bechuanas his principles which were hostile to the Colonial government.” In 1818 het berigte die Kaapse owerheid bereik dat hy op daardie stadium ongeveer eenhonderd myl ten noordooste van Griekwastad woonagtig was. Teen die einde van dieselfde jaar het hy en sy gevolg, bestaande uit sy swart vrou en kinders, Boesmans, Betsjoeanas en Arend (of Aaron), 'n weggeloopte slaaf wat aan 'n sekere P. J. Burger behoort het, nog verder noordwaarts beweeg.

Handtekening van Coenraad de Buys (1787), die eerste witman wat voor 1820 sy opwagting in Marico gemaak het.

In 'n verklaring wat die weggeloopte slaaf later, na sy terugkeer in die Kaapkolonie, afgelê het, het hy vertel hoedat hy in die loop van sy noordwaartse vlug kennis gemaak het met „Buys, a fugitive Africaner boer from the Colony”, dat hy hom by De Buys en sy geselskap aangesluit het, en dat hulle met die Vaalrivier („the Yellow River”) op beweeg en hulle later in die omgewing daarvan gevestig het. Hy vertel verder dat hulle kafferkoring, tabak, pampoene en wartlemoene verbou het en ook 'n woonhuis, vyftig voet lank, veertien voet breed en vyf voet hoog, gebou het. Coenraad de Buys was dus waarskynlik die eerste blanke wat vir hom êrens aan die noordekant van die Vaalrivier ongeveer twintig jaar voor die aanvang van die Groot Trek 'n stewige woonhuis gebou het. Die woonhuis waarna die weggeloopte slaaf verwys het, was vermoedelik dié een wat De Buys in daardie jare gebou het op die teenswoordige plaas

Buisfontein, in die Klerksdorp-distrik en waarvan die fondamente in 1939 nog deur die destydse eienaar aangetoon kon word.

In daardie jare, voor 1820, het hy ook kennis gemaak met Marico, toe hy in die regeringstyd van opperhoof Diutwileng in Kaditschwene onder die Hurutshe gaan woon en deur hulle Môrô — volgens sy manier van groet — genoem is. De Buys was dus die eerste witman wat sy verskyning in die omgewing van die teenswoordige dorp Zeerust en in die Marico-distrik gemaak het. Die plaas Buispoort, digby Motswedi, sowel as Buiskop, by Warmbad, herinner ons blykbaar ook aan die omswerwinge van die „eerste Transvaler". Nadat hy 'n tydlank in die land van die Hurutshe vertoef het, het hy verder noordwaarts beweeg en ook met ander dele van Transvaal kennis gemaak. Een van sy seuns het vertel dat hul vader, na die dood van hul moeder en kort voor sy dood of verdwyning êrens in die noordelike gedeelte van Transvaal, by hul aangedring het om nie na die suide terug te keer nie, ook nie verder na die ooste te gaan nie maar net te bly waar hulle op daardie stadium was en te wag vir die koms van die blankes uit die Kaap. Hy het dus die Groot Trek, omtrent vyftien jaar voordat dit werklik plaasgevind het, voorspel. Die seun van De Buys het ook vertel dat hul vader, tydens hul omswerwinge gereeld uit 'n groot Bybel — vermoedelik 'n Statenbybel — gelees, hulle van die inhoud van die Bybel vertel en gereeld gebid het. Sy seuns het later belangrike dienste as gidse, tolke en touleiers aan die Voortrekkers bewys, terwyl Baba, een van sy seuns, ook van diens was as tolk en gids vir reisigers soos dr. Andrew Smith, Harris en ander. Vir 'n tydlank het hy ook as huisbediende vir ds. Lindley en die ander Amerikaanse sendelinge op Mosega gewerk. In die veertiger jare het hy bekendheid verwerf as 'n handelaar en grootwildjagter tot bo in die gebied van die Bamangwato. In 1846 is hy deur 'n swartrenoster in die omgewing van die sendingstasie Mabotsa doodgetrap nadat sy perd hom afgegooi het.

Die teenswoordige Marico-distrik het dus 'n belangrike plek ingeneem in die lewe van Coenraad de Buys en sy kinders en sal die naam de Buys steeds geassosieer word met plekke in hierdie distrik en gebeurtenisse wat hulle hier afgespeel het.

**Die tweede besoek van eerw. John Campbell.**

Op 10 November 1818 het eerw. John Campbell en dr. John Philip as afgevaardigdes van die Londense Sendinggenootskap na Suid-Afrika vertrek met die opdrag om die sendingstasies van dié sendinggenootskap te ondersoek. Hulle het op 26 Februarie 1819 in Kaapstad aangekom.

Eerw. Campbell het sy skredes weer 'n keer noordwaarts gerig. Vroeg in die eerste helfte van 1820 het hy en sy geselskap in Nuwe Lithako aangekom. Hy was gretig om ondersoek te gaan instel na die moontlikheid om sendingstasies ten noorde van Nuwe Lithako te stig. Met dié duidelike doel voor oë het hy en diegene wat hom vergesel het, die Maloporivier op 2 Mei 1820 oorgesteek op pad na die land van die Hurutshe waarvan hy tydens sy vorige besoek net verneem het maar nie kon besoek nie.



Eerw. John Campbell, wat die Enselsberg-omgewing in 1820 besoek het.

In die beskrywing van sy reis vanaf die Maloporivier, is sy verwysings algaande na fonteine, riviere, bergpasse, vergesigte, valleie en berge van so 'n aard dat die roete van sy noordwaartse reis verby die omgewing van die teenswoordige dorp Zeerust tot by die tweeling hoofsetel, Kaditschwene en Tschwenyane, gevolg het, sonder veel moeite bepaal kan word. Hyself het egter deurgaans verwys na „Kurreechane" as die naam van die digbevolkte stat van die „Marootzee"-nasie.

Met hul aankoms by die hoofsetel van die Hurutshe, in die omgewing van die teenswoordige Enselsberg, en ook tydens hul dae-lange verblyf aldaar in die begin van Mei 1820, het hulle met verskillende leiersfigure kennis gemaak. Tydens 'n twee uur-lange gesprek met die regent van die Hurutshe en sy broer op 5 Mei in die tent van eerw. Campbell, het laasgenoemde die doel van sy besoek aan „Kurreechane" uiteengesit en onder andere gesê: „We came in friendship and wished to know them and that they should know us, and if they were disposed to receive and protect men from our country, who should come to teach them the Word of God, we should endeavour to obtain them."

Op dieselfde dag het 'n groot aantal inwoners van die stat sowel as die koning van die Ngwaketse 'n godsdiensoefening in die aand bygewoon en by dié geleentheid was daar meer toehoorders aanwesig as by die vorige geleenthede. Die sang van die Hottentotte — waarskynlik in Hollands — het baie aandag van die kant van die inboorlinge getrek. Onder die gebed van Sedrass, die tolk, in die Hurutshe-taal, was hul gedrag ook baie goed. Toe die erediens afgelope was, het hulle egter op so 'n opvallende wyse gelag en gepraat, dat dit die aandag van eerw. Campbell getrek het.

Die volgende oggend was daar weer 'n erediens wat bygewoon is deur vooraanstaande ingesetenes en 'n groot aantal van die gewone Hurutshe. Op 8 Mei het 'n verdere groot byeenkoms gevolg waartydens die aanwesiges aandagtig geluister het na die uiteensetting deur eerw. Campbell oor die verband tussen die kennis van die ware God en ewigdurende geluk.

Tydens 'n besoek wat die regent daarna by eerw. Campbell afgelê het, het hy krale gevra. Campbell het hom egter geantwoord dat die doel van hul besoek aan „Kurreechane" nie was om krale te kom verhandel nie, „but to form a friendship connexion with him, and to send the Word of God to him and his people", waarop die regent sy tevredenheid te kenne gegee het dat hulle nie krale wou verkoop nie „but to bring them **that** which he now believed from what he heard, was the only thing to give peace to the nations." Die regent het verder daarop aangedring dat die sendelinge die omwonende nasies van uit „Kurreechane" moes besoek. Dit is begryplik dat eerw. Campbell baie verheug was toe hy verneem het dat die regent leraars in sy hoofsetel en land wou toelaat.

Daarna was daar weer 'n „meeting of worship" waar die tolk by die aanvang 'n gebed in die Hurutshe-taal uitgespreek het. Eerw. Campbell vertel oor hierdie byeenkoms as volg: „I could not but be gratified at wit-

nessing a tent full of African kings and chiefs voluntarily bowing their knees with their faces to the ground before the God of Israel. I did not ask them to kneel but they did it in intimation of those with me."

Uit sy boek kan die afleiding gemaak word dat dit blykbaar nie die voorneme was om verder te reis as die „central city of the Marootzee nation, which I found greatly to exceed in point of importance from what I had previously conjectured. By the blessing of God it may prove a Jerusalem to the surrounding nations." Teenoor die regent het eerw. Campbell die opmerking gemaak „that if he and his people received the Word of God, their children and their children's children would hereafter consider our visit one of the most important events which had happened to their nation." Die pad van „Kurreechane" na „Lattakoo" was — in die woorde van Campbell — nou vir die eerste keer oopgemaak.

In 'n daaropvolgende vergadering met die regent en ander leidende figure in die Hurutshe-samelewing, wou Campbell vasstel wat eersgenoemde se houding („sentiments") was ten opsigte van sendelinge wat in „Kurreechane" sou kom woon en of hulle sy steun en beskerming sou geniet. Sy antwoord was dat vanaf die tyd toe hy deur middel van die reënmaker 'n boodskap van die sendelinge te Lithako ontvang het en waarin hulle belowe het dat hulle „Kurreechane" sou besoek, hy verlang het dat hulle sou kom. Hy het gehoop dat hulle ywerig onder die witmense sou navraag doen oor enige persoon wat sou inwillig om onder sy mense te kom woon.

Op 11 Mei 1820 was die byeenkoms bygewoon deur meer mense as wat tot op daardie stadium teenwoordig was. By dié geleentheid het eerw. Campbell gepraat oor die verlossing van die siel wat kosbaar is.

Die volgende dag het eerw. Campbell en sy geselskap vertrek met baie goeie verwagtings vir die stigting van 'n sendingstasie in die hoofsetel van die Hurutshe. Met die terugreis het hulle 'n „pad" geneem wat ongeveer ses myl meer weswaarts as hul vorige „pad" daarheen, gegaan het. Die omgewing waarlangs die „pad" gegaan het, was nie so mooi nie maar dit was egter meer geskik vir die waens. Op die tweede dag van hul terugreis het hul egter weer op hul vorige „pad" gekom en daarmee na Nuwe Lithako gereis. Op hul terugreis het hulle 'n aantal naturelle, wat meer na die suidekant gewoon het, teengekom wat op pad was na die hoofsetel van die Hurutshe om daar werk te gaan soek tydens die oestyd wat toe op hande was. Campbell het toe op die gedagte gekom dat die „pad" waarop hulle daarheen gereis het, „would in time become a beaten path and save much inconvenience to succeeding travellers." Op 15 Mei het hulle die Maloporivier bereik en die Sabbat daar met 'n erediens gevier. Op sy terugreis vanaf Nuwe Lithako het Read saam met hom na die Kaapkolonie vertrek en Moffat vir 'n kort rukkie na Griekwastad.

**Vernietiging en verdrywing van die Hurutshe.**

Ofskoon eerw. Campbell in Mei 1820 persoonlik toestemming van die Hurutshe-owerheid gekry het vir die plasing van sendelinge in hul hoofsetel en waarskynlik die verdere voorbereidende reëlings in hierdie verband in Kaapstad en Londen getref het, het daar van die voorneme en hoë verwagtings ten opsigte van die stigting van 'n sendingstasie onder die inwoners van Hurutshe-land blykbaar niks tereggekom nie. Die rede hiervoor moet gesoek word in die invalle van die gevreesde Mantatees wat in die vroeë twintiger jare 'n verskrikking vir die inwoners van groot dele van die Oorvaalse en omliggende gebiede geword het. Selfs in 1820 was daar gerugte van invalle van vyandelike stamme in die land van die Hurutshe. Die Mantatees het egter in 1823 hul gevreesde verskyning gemaak, die tweeling hoofsetel en ander omliggende statte geplunder en uitgemoor en die oorblywende Hurutshe, wat die dood vrygespring het, uit hul land, wat hulle op daardie stadium reeds vir geslagte lank bewoon het, verdrywe. Eers mettertyd, toe die Mantatees op hul beurt tot 'n val gebring is, het 'n gedeelte van die Hurutshe uit hul verstrooiing teruggekeer, waarvan 'n aantal teen die einde van die twintiger jare op Mosega onder hoofman Mokgatla gewoon het. Kort daarna is hulle deur die oprukkende Matabeles onderwerp en was hulle gedwing om lojaliteit en gehoorsaamheid aan Moselekatse te betoon.

**Andrew Geddes Bain.**

In die twintiger en dertiger jare van die vorige eeu het die inwoners van die Kaapkolonie telkens te hore gekom van die ervarings van 'n aantal handelaars wat spesiale permitte gehad het om handelstogte te onderneem na gebiede ver anderkant die noordelike grens van die Kaapkolonie, waar hulle pogings aangewend het om 'n afsetgebied vir hul handelsware te vind in streke waar min blankes dit voorheen nog ooit gewaag het.

Een van die heel eerste blanke handelaars, indien nie die eerste nie, wat in die Kaapkolonie 'n lisensie uitgeneem het om in die gebiede noord van die noordelike grens van die Kaapkolonie te gaan handeldrywe, was Andrew Geddes Bain, 'n Skot van afkoms, die beroemde padbouer, reisiger na die binneland, en bekend as die „vader van Suid-Afrikaanse geologie", wat in 1825 in geselskap van Benjamin Kift die omgewing van Kuruman (Nuwe Lithako) op 'n handelstog besoek het. Die volgende jaar het Bain in vennootskap getree met John Burnet Biddulph en reëlings getref vir 'n besoek aan die „Mines of Mileta" êrens in Betsjoeanaland. Hulle het hulle ook verder ten doel gestel „to penetrate as far to the Northward as circumstances may allow, collecting all the information within reach." Op Arrowsmith se „Map of the Cape of Good Hope", wat in 1834 verskyn het, word die roete wat Bain en Biddulph in 1826 gevolg het, aangetoon.



Andrew Geddes Bain, wat in 1826 die omgewing van Mochudi bereik het en in 1835 by die Maloporivier moes omdraai

Die plek waar hulle omgedraai het, was tot op daardie tydstip nog nooit tevore deur enige blanke besoek nie, behalwe miskien met die uitsondering van Coenraad de Buys. In Augustus 1826 het die geselskap sover as Letubaruba, ongeveer 90 myl noordwes van Mosega en in die omgewing van die teenswoordige Molopolole, ten suide van Mochudi, gevorder, waar hulle in 'n geveg aan die kant van die Ngwaketse, onder aanvoering van koning Sibigho, seun van die vermoorde koning Makaba, teen die Mantatees betrokke was. Op daardie stadium was feitlik die hele Marico-distrik deur die gevreesde Mantatees oorstroom en geplunder.

**Robert Scoon en William McLuckie.**

In die loop van 1829 het twee handelaars, Robert Scoon, 'n Skot, en William McLuckie na die binneland gereis met die doel om 'n ruilhandel met die inheemse bevolking te drywe en olifante te gaan jag. Waar Bain en Biddulph tydens hul besoek in 1826 hulle op Betsjoeanaland toegespits het, het Scoon en McLuckie, na bereiking van die Maloporivier, by die teenswoordige Mafeking, deur die Marico-distrik in die rigting van die Magaliesberg getrek. Van die Hurutshe by Mosega het hulle verneem van 'n stam wat aan hul oostekant gewoon en baie vee besit het. Scoon en McLuckie het hul reis al langs die noordelike hange van die Magaliesberg daarheen voortgesit en is op 'n vriendelike wyse deur Moselekatse, koning van die Matabeles, in die omgewing van die teenswoordige Pretoria-Noord, ontvang. Scoon en McLuckie het die medium gevorm waardeur Moselekatse in staat gestel is om verskillende blankes, soos Moffat, Archbell en Hume, na sy land te trek.

**Eerw. Robert Moffat se eerste besoek aan Mosega.**

Nadat Scoon en McLuckie Moselekatse aan die Apiesrivier, digby die teenswoordige Pretoria, besoek het, het twee Matabele-indunas, onder wie Mcumbata (Nombate), hulle op hul terugreis na Kuruman vergesel met die doel om persoonlik meer te wete te kom oor die blanke bure van Moselekatse, wat ver in die suide gewoon het. Hulle wou ook op hoogte kom van die werk wat die sendelinge in die omgewing van die Kurumanrivier onder die inboorlinge doen. Die indunas se voorgenome reis na die Kaapkolonie kon nie plaasvind nie en op hul terugreis na die hoofsetel van die Matabeles aan die Apiesrivier, het eerw. Moffat dit verstandig geag om vir veiligheidsredes sy hoë besoekers tot in die land van die Hurutshe te vergesel.

Op 2 November 1829 het Moffat, die twee afgesante en 'n reisgeselskap in twee ossewaens op reis gegaan, deur die gebied van die Rolong getrek, Ou Lithako, waar opperhoof Mahura gewoon het, aangedoen en daarna die Sitlagolerivier, ongeveer 160 myl van Kuruman, oorgesteek op pad na Mosega, ook genoem Mosoka, waar die oorblyfsels van die Hurutshe destyds gewoon het.

Mosega, die woonplek van Mokgatla, regent oor die Hurutshe, het hulle op 19 November 1829 bereik. Van die oorblyfsels van die Hurutshe by Mosega sê Moffat die volgende: „These had congregated in a glen, and subsisted on game, roots, berries and the produce of their cornfields, having been deprived of their flocks by the Mantatees." Op daardie tydstip het die Hurutshe reeds in voortdurende en doodse vrees vir die nader bewegende Matabeles gelewe. Hulle het blykbaar 'n voorgevoel gehad dat Moselekatse hulle ook spoedig aan sy gesag sou onderwerp en die Hurutshe as gevangenes na elders sou wegvoer.

By geleentheid van sy eerste besoek aan Mosega is Moffat vriendelik deur die Hurutshe en hul opperhoof Mokgatla ontvang. Tot op daardie stadium het die Hurutshe nog net van eerw. Moffat gehoor en nog nie met hom persoonlik kennis gemaak nie. As gevolg van swaar reënbuie wat uitgesak het, moes Moffat en sy reisgeselskap noodgedwonge vir drie dae op Mosega vertoef, „during which I embraced every opportunity of making them acquainted with divine things." Moffat vertel verder dat 'n hele aantal van die Hurutshe nog vir eerw. John Campbell, wat hul land in 1820 besoek het, onthou het.

Eerw. Moffat was nie van voornemens om die afgesante verder as Mosega te vergesel nie en hy sou vandaar na sy sendingstasie terugkeer. Op aandrang van die afgesante het hy egter ingewillig om hulle verder tot by die voorposte van die Matabeles, êrens in die teenswoordige Rustenburg-distrik, te vergesel. Opperhoof Mokgatla het intussen besluit om ook saam te reis.

Moffat was beïndruk deur die gebied aan die oostekant van Mosega met sy skilderagtige valleie en berge, welige boomgroei en riviere met




Eerw. Robert Moffat van Kuruman, wat Mosega vir die eerste keer in 1829 besoek het.

helder en heerlike water. Dan merk hy onder andere tereg op: „The whole country appeared once to contain a dense population. Now since the invasion of the Mantatis and the terror of the Matabeles it had become the habitation of wild beasts and venomous reptiles, where lions roam at large as if conscious that there is none to oppose, which from the late extirpating wars have become so inured to gorge on human flesh that they are now a terror to the traveller . . ."

Vyf dae na hul vertrek van die Hurutshe, het hulle die eerste veepos van die Matabeles bereik en daar sewentien verarmde en weerlose gesinne van die Kwenastam aangetref waar hulle in 'n groot boom in boomhutte gewoon het, verteenwoordigend van die „scattered and now degraded aborigines."

Na 'n besoek aan Moselekatse, op aandrang van die twee afgesante wat onder geen omstandighede na hul hoofsetel sonder Moffat wou terugkeer nie, het Moffat na sy sendingstasie teruggekeer met die belofte van Moselekatse dat sendelinge in sy land toegelaat sou word. Of hy met die opperhoof van die Hurutshe oor die vestiging van sendelinge op Mosega gepraat het, is nie seker nie. Dit is ook nie seker watter aandeel, indien enige, eerw. Moffat gehad het in die vestiging van die Franse sendelinge by Mosega, onder die Hurutshe, kort daarna. Op sy terugreis na Kuruman het Moffat telkens gedink aan die woorde van Moselekatse: „Let the road to Kuruman forever remain open!"

Dit was by geleentheid van sy eerste besoek aan die Matabeles dat Moffat vir eerw. Archbell, die Wesleyaanse sendeling by Platberg, en mev. Archbell, in geselskap van 'n aantal Griekwas in die omgewing van die teenswoordige Hartbeespoortdam, teengekom en hom na Moselekatse vergesel het.

Waar daar in die loop van die eerste dertig jaar van die negentiende eeu, verskillende blankes sporadiese besoeke aan die gebied noord van die Oranje en verder noord tot in Wes-, Noordwes-, Noord-, Noordoos- en Sentraal-Transvaal afgelê het, algaande eerstehandse kennis opgedoen en versprei het van die verafgeleë gebiede en sy inwoners, het die stadium aangebreek dat die eerste blankes, afgesien van Coenraad de Buys, hulle in die teenswoordige Marico-distrik, en wel op Mosega, gaan vestig het.

## 2. DIE FRANSE SENDELINGE OP MOSEGA, 1831-1832.

Nadat verskillende blanke jagters, handelaars, voortvlugtiges, reisigers en sendelinge vanaf die begin van die negentiende eeu kontak met die inboorlingbevolking van die teenswoordige Marico-distrik en die omliggende gebiede gemaak het, en daar in alle waarskynlikheid reeds in die eerste helfte van die twintiger jare 'n sendingstasie van die Londense Sendinggenootskap in die tweeling hoofsetel van die Hurutshe of elders in daardie land tot stand sou gekom het, was die drie sendelinge van die Paryse Sendinggenootskap die eerste blankes wat vroeg in die dertiger jare daarin geslaag het — al was dit net vir 'n betreklike klein tydjie — om 'n sendingstasie op Mosega op te rig en as 'n klein blanke gemeenskap die eerste blanke beskawingsaktiwiteite in daardie omgewing aan die gang te sit.

Prosper Lemue (1804-1870) en Samuel Rolland (1801-1873), twee van die eerste drie afgestudeerde sendelinge van die Paryse Evangeliese Sendinggenootskap — die derde een was Isaac Bisseux (1808-1896) — wat op 2 Mei 1829 ingeseën is, was bestem vir sendingwerk in Suid-Afrika. Na 'n tydelike verblyf op verskillende plekke in die Kaapkolonie, waar hulle sterk onder die invloed van dr. John Philip van die Londense Sendinggenootskap gekom het, het hulle op 24 Julie 1830 by die sendingstasie van Moffat op Kuruman aangekom met die doel om sendingwerk onder die Betsjoeanas te gaan doen. Op daardie tydstip was daar reeds vir baie jare sendingwerk onder verskillende afdelings van die Betsjoeanas gedoen. Eerw. Robert Moffat was toe reeds vanaf 1821 in Nuwe Lithako (Kuruman) aan die Kurumanrivier werksaam terwyl daar reeds voor sy koms 'n aanvang met sendingwerk in daardie omgewing gemaak is. Die werksaamhede is agtereenvolgens gestrem deur die invalle, gepaardgaande met moord- en plundertogte, eers van die Mantatees en daarna van die Matabeles, terwyl daar andersins ook 'n groot mate van onbestendigheid en onsekerheid in daardie verafgeleë landstreek geheers het.

Die Franse sendelinge was bestem vir sendingwerk onder die Betsjoeanas, meer besonder onder die Hurutshe, een van 'n hele aantal stamme wat noord van die Kurumanrivier gewoon het. Dit was in die eerste plek dr. John Philip wat tydens sy besoek aan Parys by die direkteure van die Paryse Evangeliese Sendinggenootskap aanbeveel het dat hul eerste sendelinge, wat op die punt gestaan het om hul sendingstudie te voltooi, na die gebied noord van die Kurumanrivier gestuur en daar as sendelinge geplaas moes word. Voor hul aankoms, het eerw. Moffat reeds in 1829 met Moselekatse oor die plasing van sendelinge ten noorde van sy sendingstasie gesels.

Op 27 Mei 1831 het Rolland vanaf die sendingstasie van Moffat, waar hy en Lemue tydelik vertoef het, noordwaarts gereis met die doel om die Hurutshe te besoek en samesprekings te hou oor 'n moontlike plek waar 'n sendingstasie opgerig kon word. Met agt waens wat behoort het aan handelaars, Griekwa-jagters, kapt. Stark, 'n offisier van die Oos-Indiese leer en eerw. Rolland, is die reis na die land van die Hurutshe onderneem. Hulle het oor Ou Lithako (Lattakoo) gereis, op 3 Junie die Sitlagolerivier bereik en drie dae later die Maritzanirivier. Terwyl dit bitter koud was en sneeu geval het, het die reisgeselskap op 11 Junie 1831 by Mosega aangekom.

Op die bosryke oewers van 'n mooi riviertjie in die Mosegavallei het hulle kamp opgeslaan en spoedig daarna besoek gaan aflê by Mokgatla, die opperhoof van die Hurutshe, deur wie hulle vriendelik ontvang is. Hulle het die doel van hul besoek verduidelik, is daarna op kafferbier getrakteer en het later 'n teenbesoek van die opperhoof ontvang.

Die volgende dag, 12 Junie 1831, was 'n Sondag en eerw. Rolland het van die geleentheid gebruik gemaak om twee eredienste vir opperhoof Mokgatla en sy mense te hou. 'n Merkwaardige feit ten opsigte van die



Eerw. Samuel Rolland.

datum waarop eerw. Rolland die eredienste op Mosega gehou het, is dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op 12 Junie 1871 as selfstandige gemeente erken is, presies veertig jaar na die eerste evangelieverkondiging deur eerw. Rolland op Mosega.

Eerw. Rolland en opperhoof Mokgatla het op 13 Junie 'n geskikte plek vir die sendingstasie uitgesoek. Daar is ook afgespreek dat Mokgatla en sy seuns met hul volk in die nabyheid van die sendingstasie, wat eerw. Rolland sou oprig, sou gaan woon het. Opperhoof Mokgatla het eerw. Rolland egter daarop gewys dat hy 'n onderdaan van Moselekatse is en dat hy bevrees was dat die koning van die Matabeles agterdog sou koester oor die Griekwa-bediendes wat saam met die Franse sendeling sou kom. Ook het hy meegedeel dat Moselekatse hom opdrag gegee het om in die volgende seisoen nie by Mosega te saai nie maar sy saailande verder noord by Moselekatse se woonplek aan te lê. Hierdie opdrag het Mokgatla ontstel en onsekerheid veroorsaak. Hieruit blyk dit ook dat die Matabeles reeds in 1831 in die teenswoordige Marico-distrik gevestig was.

Nadat eerw. Rolland die stuk grond wat hulle vir die oprigting van 'n sendingstasie uitgesoek het, vir sy Sendinggenootskap gekoop het en opperhoof Mokgatla met ses pond in gewig kafferkrale betaal het, het eerw. Rolland en kapt. Stark na Kuruman teruggekeer, waar hulle op 2 Julie 1831 aangekom het. Eerw. Rolland was op daardie stadium vol moed en hy wou so gou moontlik voorbereidings begin tref om die sendingstasie op Mosega op te rig.

Eerw. Rolland het egter sy vertrek na Mosega uitgestel as gevolg van die oorlogsverklaring van Moselekatse teen die Griekwas. Die twee Franse sendelinge sou eers wag met die stigting van die sendingstasie onder die Hurutshe tot tyd en wyl dit geblyk het dat Moselekatse nie voldoende grond gehad het vir sy vermoede dat die Hurutshe die Griekwas teen Moselekatse opgesteek het. Op daardie stadium is reeds melding gemaak van die moontlikheid dat die Hurutshe uit die omgewing van Mosega sou moes vlug.

Tydens 'n besoek van eerw. Lemue aan die Kalahari in Oktober 1831, het eerw. Rolland rusteloos en ongeduldig begin word as gevolg van sy gedwonge onaktiwiteit en sy hart het gebrand om onder die Hurutshe te gaan werk. Op 12 Oktober 1831, twee maande nadat 'n kommando Griekwas tydens hul strooptog by Moordkop deur die Matabeles feitlik uitgewis is, het eerw. Rolland weer 'n keer na Mosega vertrek, vergesel van 'n Engelssprekende messelaar en sy vrou, 'n tolk en 'n hele aantal Betsjoeanas. Op 29 Oktober het eerw. Rolland tot by die Sitlagolerivier gevorder. Daar het hy egter van opperhoof Mokgatla nuus van so 'n verontrustende aard oor die dreigende houding van Moselekatse ontvang, dat hy besluit het om om te draai. Eers op 5 Desember 1831 het hy en eerw. Lemue van opperhoof Mokgatla berig ontvang, waaruit, onder andere, geblyk het dat Mosega op daardie stadium veilig was.



Eerw Jean Pierre Pellissier.

Kort daarna, in Januarie 1832, het eerw. Jean Pierre Pellissier (1808-1867) wat sy finale eksamen op 21 Maart 1831 in Parys afgelê het, op 16 April georden is en teen die einde van Oktober van dieselfde jaar in Kaapstad aangekom het, sy voorlopige bestemming by die twee Franse sendelinge aan die Kurumanrivier bereik. 'n Uitvoerige biografie, **Jean Pierre Pellissier van Bethulie**, waaruit gegewens vir hierdie hoofstuk verkry is, is in 1956 deur 'n kleinseun, dr. S. H. Pellissier, gepubliseer.

In Februarie 1832 het die drie Franse sendelinge, Lemue, Rolland en Pellissier vanaf hul tydelike verblyfplek op Kuruman na Mosega vertrek, waar hulle ongeveer 7 Maart in welstand aangekom het. In die loop van die volgende twee maande het sowel Lemue as Rolland geskrywe oor die onsekere posisie waarin hulle op Mosega verkeer het. Die Hurutshe, volgens hul briewe, was vreesbevange en niemand het blykbaar geweet wat Moselekatse van plan was om te doen nie. Die sendelinge het Mokgatla versoek om nader aan die terrein van die sendingstasie te kom woon — soos reeds in 1831 met hom bespreek is — sodat die Hurutshe naby die kerkgebou en skool kon wees sodra dit opgerig is. Opperhoof Mokgatla was egter bang vir Moselekatse en het gevrees dat so 'n stap aanstoot kon gee. Dit is te begryp dat die Franse sendelinge voortdurend bedug was op 'n aanval deur die Matabeles.

In 'n brief wat eerw. Rolland op 7 Mei 1832 geskrywe het, het hy 'n aanduiding gegee op watter wyse hulle die model sendingstasie op Mosega wou inrig: „Te midde van hierdie beproewinge, vorder ons handearbeid asook die werk van die Here; in hierdie opsig is ons baie dank aan onse God verskuldig. Die spruit wat ons uitgekeer het, besproei tans die hele vallei wat ons vir ons landerye uitgesoek het. Ons het ook begin om van bakstene 'n huis te bou wat oor twee dae sover gevorder sal wees dat ons die balke wat die dak sal moet dra,kan opsit. Die huis is sewentig voet lank en sewentien voet breed en die mure is agt voet hoog. Ons het dit in vyf vertrekke verdeel soos volg: twee studeerkamers, een ontvangskamer, een eetkamer, een kombuis, en een stoorkamer vir ons voorrade. Ons het nog nie 'n plan uitgewerk nie vir die Baharutsis wat geneë is om in ons vallei na die oes te kom woon. Ons wil hê dat wanneer hulle besluit om hier te kom woon, hulle hul huise volgens die blankes se model moet bou. Wat ons betref, het ons 'n vierkantige plein van driehonderd voet by driehonderd voet uitgemeet vir ons bouplan. Die huis wat ons nou besig is om te bou, is aan die oostekant van hierdie plein en afgeskei van die watervoor en die tuine deur 'n straat van dertig voet breedte. 'n Ander straat parallel met die eerste en met die watervoor, sal die plein in twee gelyke dele sny en grens aan die kerk wat ons later van plan is om in die middel op te rig. 'n Ander straat sal aan die westekant die grens van die plein wees. Aan die noordekant sal die skoolgebou wat ons na die winter wil bou, geplaas word."

Daar was 'n verstandhouding tussen die sendelinge dat eerw. Lemue op Mosega sou werk terwyl eerww. Rolland en Pellissier na Moselekatse



Die sendingstasie van eerw. en mev. Lemue op Motito. Die sendelinghuis op Mosega, wat in 1832 deur eerw. Lemue en sy medesendelinge opgerig is, het moontlik gelyk soos dié een links op die tekening.

sou gaan om daar, onder die Matabeles, 'n tweede sendingstasie op te rig. Die voorneme van eerw. Pellissier om na die Ngwaketse, een van die Betsjoeanastamme te gaan, is spoedig laat vaar.

Teen die einde van Maart 1832 het 'n deputasie van Moselekatse by Mosega opgedaag met die boodskap dat een van die Franse sendelinge vir 'n onderhoud na die Matabele-koning moes kom. Na wik en weeg, en gebede, is besluit dat eerw. Pellissier sou gaan. In 'n brief wat hy op 12 Mei 1832 vanaf Mosega aan die Komitee van die Evangeliese Sendinggenootskap van Parys geskrywe het, gee hy 'n uitvoerige en hoogs interessante beskrywing van sy maandlange ondervindings en gewaarwordings tydens sy besoek aan Moselekatse. Eerw. Pellissier se besluit om gehoor te gee aan die versoek van Moselekatse om na sy verblyfplek te kom was „deels terwille van ons algemene veiligheid, deels om te ondersoek of dit — as hy sendelinge wil toelaat — nie moontlik sou wees om 'n stasie in sy gebied te stig nie." Die Ngwaketse, waarheen eerw. Pellissier aanvanklik as sendeling sou gaan, het na die Kalahari gevlug om te ontkom aan die uitwissing deur die Matabeles en daarom kon hulle as 'n toekomstige arbeidsveld op daardie stadium buite rekening gelaat word. Die sendelinge was nie alleen bang dat 'n weiering aan die versoek van Moselekatse om na hom te gaan, hul lewens in gevaar sou stel nie, maar ook die „voortsetting

van ons werk onder die Baharutsis sou belemmer." Na sy terugkeer het hy die uitslag van sy onderhoud met die Matabele-koning aan die sending-owerheid in Parys per brief meegedeel en hulle ook ingelig oor die stam waaroor Moselekatse regeer en die land wat hy bewoon. In sy brief maak eerw. Pellissier daarop aanspraak dat „al die besonderhede wat ek sal aanstip sal u soveel meer belang inboesem omdat niemand tot nogtoe 'n reël oor die volk wat ek besoek het, geskryf het nie." Op daardie stadium was daar weliswaar reeds oor die volk deur eerw. Robert Moffat, en die handelaars Scoon en McLuckie geskrywe, maar hul geskrifte het op daardie tydstip nig nie in druk verskyn nie en het eerw. Pellissier vanselfsprekend nie daarvan kennis gedra nie.

Die ongeveer 45 myl wat Mosega geskei het van die verblyfplek van Moselekatse, vermoedelik aan die Tolanerivier waar eerw. Moffat en dr. Smith hom in 1835 besoek het, het eerw. Pellissier na 'n reeks oponthoude, veroorsaak deur opdragte en wense van die Matabele-koning, in dertien dae afgelê. In sy brief gee hy die volgende beskrywing van Moselekatse: „Hy het onder 'n boom gesit op 'n klein sleggemaakte sitbankie wat sy hele rykdom aan stoele uitmaak. Toe ek net 'n paar treë van hom af was, het hy opgestaan om my die hand te gee en ek het na hom toe gegaan sonder die minste vrees aan die dag te lê. Dadelik het hy toe bevele gegee dat daar vir my bier en 'n hoeveelheid vleis gebring word. Hy was omring deur oorlogsmanne waarvan die een helfte 'n halwe sirkel agter hom gevorm het terwyl die ander 'n vertoning van hul behendigheid in die gooi van hul assegaaie gegee het. Dit het gelyk of almal uiters bevrees vir hom was en verbaas was dat ek hom met so 'n groot vrymoedigheid nader, want as hulle hom nader, durf hulle net maar met hul hande op hul knieë gesteun, loop en hul teenwoordigheid kenbaar maak deur 'n kreet wat 'n soort van begroeting uitdruk. As hulle hom nuus bring moet hulle met hul hande 'n groot afstand op hul knieë steunend net so ver loop soos wat hul stem kan deurdring. En nog iets — dis glad nie nodig om na die Europese howe te gaan om daar vleiers te sien nie, selfs grapmakers ontbreek nie. Elke woord wat Moselekatse spreek, vind loft uitinge uit die mond van almal wat hom omring. As hy praat, maak almal asof hulle hom bewonder, hou hul hande oor hul gesigte en skree: ‚My koning, hoe magtig en hoe gedug is jy!'

„Wat die opperhoof self betref, hy onderskei hom van die res van sy onderdane slegs deur sy waardigheid en strengheid. Hy is 'n jongman van middelmatige lengte en eweredige liggamsbou, vol van gesig, met 'n ronde en oop voorhoof. Hy lyk eersugtig, agterdogtig en in die hoogste mate verstrooid. Origens is hy tog interessant en het hy 'n aangename glimlag. Ek is op die hartelikste manier ontvang en letterlik oorlaai met alle moontlike bewyse van vriendskap. Die eerste versoek wat hy my gedoen het, was om by hom te kom bly maar aangesien dit al byna nag was, het ek hom gesê dat dit my plan was om hierdie kwessie uitvoerig met hom te bespreek omdat hy die wens te kenne gegee het om sendelinge te hê.

Toe ek by my wa terugkom, het ek die Here geloof dat Hy die hart van hierdie barbaar gunstig teenoor my gestem het, iemand so magtig dat een enkele woord van sy mond al die barbaarse stamme laat sidder."

Oor die militêre veroweringe wat onder leiding van Moselekatse in die Oorvaalse en omliggende gebiede bewerkstellig is, het eerw. Pellissier voortgaande as volg berig: „Die meeste wilde stamme uit sy omgewing is deur hom uitgeroei en dié wat nog bestaan, is vreeslik verswak en verarm want hy het hulle van al hul vee beroof. Hy het sy verowerings selfs uitgestrek tot aan die seekuste van Mozambiek. Die Portugese wat 'n gedeelte van hierdie kuste bewoon en wat gekom het om hom van sy vee te beroof, is deur hom teruggejaag. Die nasie waaroor hy regeer, is die mees oorlogsugtige maar miskien ook die mees barbaarse. Sodra maar 'n paar van hierdie mense by 'n ander stam aangekom het, ontstaan daar groot ongerustheid want hulle glo dat oor hul ondergang reeds besluit is. Moselekatse is ongetwyfeld die grootste dwingeland wat die wilde stamme van Afrika nog ooit gesien het. Die hele wêreld vlieg op sy bevele. Die mag wat hy in hande het, is absoluut. Sy onderdane is almal sy slawe oor wie hy na willekeur beskik. Elkeen van hulle sidder in sy teenwoordigheid. As hulle hom in die minste mishaag, kan hulle met sekerheid die dood verwag. Op die minste aanklag word die beskuldigde omgebring sonder die minste kans om hom te verdedig. Hy word aan hande en voete gebind en in die water gegooi. As die manne wat hy op kommando uitstuur weens hul geringe getal vir die vyand vlug, laat hy hulle almal met die skerpte van die swaard doodslaan. Volgens sy sienswyse moet hulle oorwin of anders deur die hand van die oorwinnaars sterwe."

Voortgaande vergelyk eerw. Pellissier die optrede van Moselekatse en die metodes wat hy aanwend om die geesdriftige ondersteuning van sy krygsmanne te verkry en te behou, met dié van Mohammed en Napoleon. Hy kom egter tot die gevolgtrekking dat die dwingelandy van eersgenoemde groter is as van dié laasgenoemdes en „al die wilde stamme eis onder trane sy dood sonder om die moed te hê om een stap te doen om dit ten uitvoer te bring. Selfs sy eie onderdane sug onder sy tiraniese onderdukking en wie weet of hulle nie in stilte na 'n bevryder uitsien nie? . . . Alles is in die mag van die opperhoof — iets wat nie die geval is by die ander stamme nie. Hy besit 'n byna ontelbare veestapel wat uit duisendtalle beeste bestaan . . . Al die mans van sy stam is aangewys vir die verdediging van huis en haard, veral die jongeres . . . U vind hier (net soos in Griekeland) die met assegaaie bewapende leeglopers wat net oor politiek gesels en met ongeduld die dag se nuus afwag . . . Wanneer hulle 'n vyandelike kommando aanval . . . veroorsaak hulle 'n ontsettende slagting, dikwels erger as wat dit sou gewees het as hulle vuurwapens gebruik het. Dis op hierdie manier (nadat spioene in alle rigtings deur Moselekatse uitgestuur is) dat die Griekwas verslaan is . . . Hier, net soos by die ander wilde hordes is dit die vroumense wat al die hande-arbeid verrig."



Eerw. Pellissier besig om vir sy gemeente op Verhuellpolis (Bethulie) in 1834 te preek. Die illustrasies vir hierdie hoofstuk, met die uitsondering van die tekening van die sendingstasie op Motito en die volgende twee, kom voor in „Jean Pierre Pellissier" deur dr. S. H. Pellissier.

Die volgende dag het eerw. Pellissier verskillende aspekte van die vestiging van sendelinge onder die Matabeles met Moselekatse bespreek en het 'n gunstige reaksie by hom aangetref. Aan die ander kant weer het die dade van Moselekatse eerw. Pellissier laat twyfel of die „tiran wat geen mens vertrou nie" opreg en eerlik in sy beloftes en bedoelings was. Hy het die indruk gekry dat Moselekatse meer belang stel in vegsmanne as sendelinge, wat vir hom van nut vir sy tydelike veiligheid sou wees. Hy het ook tot die oortuiging gekom dat Moselekatse se „verlange na die Goddelike openbaring nie baie vurig (is) nie. Baie keer het ek hom gesoebat om sy volk bymekaar te bring om in sy teenwoordigheid na die goeie tyding omtrent 'n lewe hiernamaals waaroor ek hulle wou spreek, te luister. Hy het altyd toestemmend geantwoord en gesê dat dit uitstekend sou wees, maar as die Sondag al weer verby is, het hy altyd verskonings gevind waarom hy sy woord nie gehou het nie . . . Elke onselfsugtige en vredeliewende gedagte is vir hom vreemd . . . Diepe duisternis benewel sy verstand. Hy en sy volk verkeer in die grootste onkunde. Net een gedagte hou hulle besig — hoe om in die lewe te bly. Al hul gedagtes is daarop toegespits. Hulle het geen enkele troostende gedagte omtrent 'n lewe na die dood nie. Hulle is die mees barbaarse nasie wat ek nog ooit gesien het. Hulle dra geen ander klere nie as dié waarmee hulle in die

wêreld gekom het. Die veelwywery is by hulle 'n eerbare en geëerde instelling. Die opperhoof het self meer as tweehonderd vroue."

„En tog," het eerw. Pellissier in sy brief sy geloof in die uiteindelike sukses van sendingwerk betuig, „in weerwil van alle hindernisse, euwels en trane wat die sendeling sien, mag hy tog die beste verwagting koester dat hierdie nasie nog eendag tot die kennis van die gekruisigde Saligmaker gebring sal word . . . Daar is maar een gewaarborge toevlugsoord vir versoening, naamlik Jesus Christus!"

Met eerw. Pellissier se vertrek sou twee gidse saam met hom gaan om aan hom 'n plek vir 'n sendingstasie aan te wys en indien eerw. Pellissier nie van daardie plek hou nie, het Moselekatse gesê dat hy van 'n ander plek weet waarvan hy sal hou. Die plek wat die gidse op pad terug aan eerw. Pellissier getoon het ,het aan al die vereistes vir 'n sendingstasie beantwoord, behalwe dat daar nie water byderhand was nie. Nie ver daarvandaan nie was daar egter 'n klein bos bome waar 'n taamlike sterk rivier gevloei het met uitgestrekte goeie veld aan weerskante daarvan. Daarom het eerw. Pellissier nie geaarsel nie om sy keuse te laat val op daardie omgewing vir die stigting van 'n toekomstige sendingstasie in die land van die Matabeles. „Mag tog 'n groot aantal siele uit die duisternis na die wondervolle lig van die evangelie gebring word," het eerw. Pellissier teen die einde van sy brief geskrywe, toe hy kon berig dat 'n plek vir 'n sendingstasie uitgekies is, „want die stam wat hier woon, is baie talryk en was tot dusver sonder enige onderrig. Dit bestaan uit meer as twaalf duisend siele. Ten opsigte van hul verstandelike aanleg, kloeke gestalte, hul woestheid en verskeie van hul volksgebruike stem die Matabeles baie ooreen met die kaffers. Hulle stam ongetwyfeld van laasgenoemdes af . . ."

Voordat eerw. Pellissier sy brief afgesluit het, het hy in sy gedagtes vir oulaas aan die land en sy bewoners gedink: „Die land wat deur Moselekatse bewoon word (waar nooit die klank van God se soete naam deur mens gehoor word nie) word deur bergkettings deurkruis maar is vrugbaar. Dit bevat 'n oorvloed van water, hout en yster, maar dit is nog maar min bewerk. Sy inwoners lewe van melk, vleis en 'n inheemse koring wat u ken onder die naam van kafferkoring. Al is hierdie land nie bekend vir sy plantegroei nie, is dit ryk aan diere soos kameelperde, olifante, buffels, leeus, krokodille en 'n menigte ander — te baie om hulle almal te noem . . . Ofskoon die klimaat warm is, is dit tog baie gesond. Die winters is glad nie straf nie. Selde sien 'n mens sneeu op die toppe van die berge."

Na sy teurgkeer op Mosega op 24 April 1832, het eerw. Pellissier vir eerww. Lemue en Rolland gehelp met die bou van hul huis. Daar, soos die plan op daardie tydstip was, sou eerw. Lemue onder die Hurutshe arbei, terwyl eerww. Pellissier en Rolland, sodra hulle finale toestemming van Moselekatse gekry het, 'n sendingstasie onder die Matabeles sou oprig op die plek wat eerw. Pellissier op sy terugreis in April met die medewete van Moselekatse uitgesoek het.

'n Tydlank na die terugkoms van eerw. Pellissier op Mosega, het ses vreemde inboorlinge op Mosega aangekom, blykbaar Matabeles of Zoeloes. Die Zoeloes wat by Mosega was, het volgehou dat hulle spioene was en hulle na opperhoof Mokgatla geneem. Na 'n vergadering van die Grootraad is al ses om die lewe gebring. Die Franse sendelinge het die nuus van die teregstelling met ontsteltenis verneem want hulle het besef dat as die tereggesteldes in werklikheid nie vermeende Zoeloespioene nie, maar Matabeles was, Moselekatse wraak sou neem. Daarna was daar weer gerugte en alarms, soos by 'n vorige geleentheid. Toe daar 'n groot deputasie van Moselekatse in die begin van Junie by Mosega opgedaag het met die versoek dat al die sendelinge na hom moes gaan, het die Betsjoeanas volgehou dat Moselekatse die sendelinge om die lewe wou bring en hulle daarna op die sendingstasie sou kom uitwis. Die bediendes wou onder geen omstandighede saamgaan na Moselekatse nie en het by die sendelinge aangedring om te vlug. In groot haas is opgepak en het die sendelinge en die inwoners van die sendingstasie so gou moontlik suidwaarts vertrek. Op pad het hulle eerw. Moffat teengekom wat wou gehad het dat hulle moes omdraai terwyl hy selfs aangebied het om saam met hulle na Moselekatse te gaan. Hul bediendes het egter botweg geweier om na Mosega terug te keer. Na beraad is besluit om 'n gesantskap na Moselekatse te stuur om by hom te verneem hoe hy teenoor die Franse sendelinge voel en of hulle kon teruggaan. Hierdie gesantskap het Moselekatse egter vir vier of vyf maande by hom gehou, en van die moontlike terugkeer na Mosega het daar verder niks tereggekom nie.

Die terugtog vanaf Mosega het in die begin van Junie 1832 plaasgevind nadat die Franse sendelinge skaars drie maande op Mosega gevestig was terwyl eerw. Pellissier in daardie tyd boonop nog vir bykans 'n volle maand op besoek by Moselekatse was.

Daarna wou hulle in samewerking met eerw. Moffat weer 'n poging aanwend om op Mosega 'n sendingstasie op te rig, hierdie keer bygestaan deur die Franse sendelinge, Eugene Casalis en Arbousset, wat destyds van uit Frankryk verwag was. Die plan is egter nooit uitgevoer nie en uiteindelik laat vaar nadat hulle intussen verneem het dat Moselekatse oorlog teen die inboorlingstamme verklaar en dat die Hurutshe die woestyn ingevlug het. Dit het ook bekend geword dat die impis van Dingaan die Matabeles van uit die ooste aangeval, baie van die Matabeles om die lewe gebring en groot getalle van hul vee geroof het.

Daarna is Motito teen die einde van 1832 as 'n sendingstasie aangelê, eerww. Lemue en Rolland voorlopig daar agtergelaat en het eerw. Pellissier na die suide vertrek en 'n sendingstasie by Bethulie aangelê. Later het eerw. Rolland Berseba-sendingstasie aangelê.



Mnr. P. Vosser, Johan, Ansie, mev. M. E. Vosser en Judi. Mev. Mathilda Egberta Vosser is 'n dogter van dr. S. H. Pellissier en dus 'n agterkleindogter van eerw. Jean Pierre Pellissier van Mosega en Bethule. Haar huwelik met mnr. Piet Vosser, lid van 'n bekende Hervormde familie en vanaf 1961 diaken en tans ook lid van die Finansiële Komitee, verbind dus op 'n merkwaardige wyse die Franse sendelinge wat in 1831 en die jaar daarna op Mosega werksaam was en die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust van 1971!

**Die verdere lotgevalle van die Franse sendingstasie op Mosega.**

Die vraag kom onwillekeurig na vore wat van die handewerk van die Franse sendelinge op Mosega geword het nadat hulle in Junie 1832 hul drie maande-oue sendingstasie in haas ontruim het. Presies drie jaar daarna het die beroemde en groot ekspedisie onder leiding van dr. Andrew Smith en met eerw. Moffat as een van die lede daarvan, by Mosega vertoef op hul pad na Moselekatse, wat intussen van sy tydelike verblyfplek op Mosega weggetrek en hom op die oewers van die Tolanerivier gaan vestig het. Die skrywer van die boek oor die lewe en werk van sir Andrew Smith vertel oor die besoek van die ekpedisie aan Mosega en wat hulle daar gesien het, onder andere as volg: ,,At Mosega Smith, Moffat, Hume and Scoon rode on horseback to examine the remains of what had been the original station of the Paris Evangelical Mission to the Huruthse in 1829



Dr. S. H. Pellissier, kleinseun van eerw. Jean Pierre Pellissier, eertydse Direkteur van Onderwys van die O.V.S., vader van die Volkspele- en Lenteskoolbewegings in Suid-Afrika en skrywer van die lywige biografie van sy grootvader. Dr. Pellissier, wat tans in Pretoria woon, is ook nie 'n onbekende figuur in die Zeerust-distrik nie. Op die foto, wat in 1938 tydens die Ossewatrek geneem is, verskyn hy saam met dr. J. F. J. van Rensburg, destydse Administrateur van die O.V.S., en kol. J. C. C. Laas aan die voorpunt van 'n perdekommando. Dr. Van Rensburg en kol. Laas sal onthou word as twee van die leiers van die Ossewabrandwag.

(hy bedoel 1832) and from which Prosper Lemue had been obliged to retreat to Motito in 1830 (hy bedoel 1832) on account of the advance of the Matabele. The four men found that the buildings, though now in ruins, had by order of Mzilikazi been left alone, and so had the gardens. This was in fulfilment of a promise made to Moffat when he first visited the Matabele six years before."

Eerw. Robert Moffat het dieselfde besoek in een van sy „Journals" onder die datum 3 Junie as volg beskrywe: „As he (i.e. Tuna Kalepe, gone to Moselekatse) was not to return till Friday morning, I resolved to make the best of my time with regard to timber for the church. After coffee I started on horseback, accompanied by the Doctor (Andrew Smith), Messrs. Scoon and Hume and two men. We first rode to the Mosega station, about five miles from our wagons. The walls are in a very dilapidated state,

gable down, some of the partitions, all the window and door cushions out and not to be seen. No timber remaining, except a few beams, some still resting on the walls. The walls (outer) have in some place given a little way, but the bricks are still good, as if but lately built. This shows that the clay has been good, as the rains have been in torrents in this part of the country. When the Matabele first took possession of the country, they burned the woodwork of the house to save them from going for firewood; but Moselekatse, on hearing what had been done, ordered them to desist, as he would be responsible to the first teachers who came for the timber left by Messrs. Lemue and Rolland. I was not a little pleased to see that he had kept his promise in one of his messages to me, that is, that the garden-ground belonging to the mission should not be cultivated. It is still as it was left though surrounded with fields of corn. I found still growing some walnut and almond trees. The ditch, so far as I saw of it, is in good order. I walked round and round the house, and through its broken walls, with peculiar interest. The scene seemed gloomy. I pensively mused on the mysterious providence which permitted the cheering expectations of our brethren to be blasted when just beginning to bud, and allow pagan darkness to overwhelm and extinguish the rays of gospel dawn. I seemed to imagine I heard Satan saying, ‚It is at your peril to resume the mission. Formerly this was a chance, but now the character and disposition of the present inhabitants will set you at defiance'. He who still sits in heaven shall laugh; the Lord will hold them in derision. The right hand of the Lord doeth valiantly. He will be extolled among the heathen."

## 3. DIE BESOEK VAN DR. ANDREW SMITH EN EERW. ROBERT MOFFAT AAN MOSELEKATSE BY KOPAYENG (KAPAIN), 1835.

In 1834 het die „Cape of Good Hope Association for Exploring Central Africa" in Kaapstad tot stand gekom wat hom ten doel gestel het om in die binneland ondersoek in te stel tot by die twintigste graad suiderbreedte. Die groot en goed toegeruste ekspedisie na die binneland van Suid-Afrika onder aanvoering van dr. Andrew Smith, het op 12 Augustus 1834 van Graaff-Reinet vertrek.

Andrew Geddes Bain, wat in 1826 met die gebied aan die westekant van Marico kennis gemaak en kort duskant Mochudi omgedraai het, was aanvanklik ook een van die ekspedisielede maar toe die ekspedisie sover as Phillipolis gevorder het, het hy en Robert Scoon, die Skotse handelaar, in die rigting van die Hartsrivier weggeswaai toe dr. Smith sy voorneme te kenne gegee het om eers die gebied langs die Caledonrivier te gaan ondersoek.

By Taungs aan die Hartsrivier het Bain opperhoof Mokgatla, voorheen van Mosega, met 'n klompie Hurutshe teengekom waar hulle tydelik woonagtig was. Bain vertel dat Mokgatla vroeër baie welgesteld was en 'n gesiene leiersfiguur in die hoofsetel van die eertydse Hurutsheland, deur eerw. John Campbell „Kurreechane" genoem. Hy en sy mense is vandaar deur die Mantatees verdrywe en die Mantatees op hul beurt weer deur die Matabeles, wat die gebied van die Hurutshe en die Mantatees as hul hoofverblyfplek uitgekies het.

Nadat Bain en sy geselskap, waaronder 'n aantal Griekwas hulle bevind het, vir nege dae aan die westekant van die Hartsrivier in 'n noordoostelike rigting getrek het, het hulle by die Sitlagolerivier aangekom en daarna oor die Maritzanirivier verder gereis. Algaande het hulle oorblyfsels van die Hurutshe, Ngwaketse en Rolong, wie se gebiede agtereenvolgens deur die Mantatees en die Matabeles verower is, teengekom. Sommige van die Ngwaketse het Bain, wat in 1826 in hul land rondgereis het, herken. Bain, wat van voornemens was om 'n besoek aan Moselekatse te bring, het voortgereis tot by die Maloporivier, „which was", soos hy self vertel het, „only six hours on horseback from the residence of Masilikatse." Die Griekwas wou egter nie verder in die rigting van Moselekatse gaan nie. Hy kon selfs nie een van hulle oorreed om hom te perd as tolk na die Matabeles te vergesel nie. Bain het daarna nog drie dae langer in die omgewing van die Maloporivier met jag deurgebring. Intussen het 'n paar van die Griekwas wat by hom was, onopgemerk verdwyn en beeste van die Matabeles gaan roof. Terwyl Bain en die res van die geselskap op hul terugreis was, is hulle op 18 November 1834 deur 'n Matabele-impi oorval. Bain het al sy besittings verloor, onder andere sy aantekeninge oor sy reis en sy geld, en het naelskraap met sy lewe daarvan afgekom. In 'n uitgeputte en gehawende toestand het hy uiteindelik die Franse sendingstasie op Motito, waar eerw. en mev. Lemue toe werksaam was, bereik en vandaar oor Kuruman huiswaarts gekeer.

In 1844 was daar 'n sekere A. Bain, wat in die geselskap van Methuen, Pearson en Moneypenny 'n jagtog in Marico en omstreke onderneem het, maar dit is nie seker of dit Andrew Geddes of Andrew Hudson Bain was nie.

Intussen het 'n sekere Gibson, 'n handelaar, in November 1834 op pad na die Matabeles verdwyn nadat hy vermoedelik deur een van die omwonende stamme vergiftig is. 'n Ander handelaar, 'n sekere Martin of Martins, het ongeveer dieselfde tyd ook spoorloos verdwyn.

Terwyl Bain en Scoon vanaf Phillippolis in 'n noordelike rigting gegaan het, het die ekspedisie onder leiding van dr. Smith sy reis op 10 September in 'n oostelike rigting voortgesit. Nadat verskillende plekke in die gebied tussen die Oranje-, Caledon- en die Vaalrivier besoek is, het die ekspedisie in die rigting van Kuruman beweeg waar dr. Smith op 30 Januarie 1835 aangekom het en deur eerw. Robert Moffat op sy sendingstasie verwelkom is.



Dr. Andrew Smith, volgens 'n tekening wat George H. Ford, een van die ekspedisielede, in 1835 op Kuruman gemaak het. Dr. Smith was die eerste mediese dokter wat die bodem van Marico betree en dokterswerk verrig het.

Na 'n lang onvermydelike oponthoud het die ekspedisie op 30 April die omgewing van Kuruman verlaat op pad na die gebied van die Matabeles en die landstreek verder noord. Eerw. Moffat sou hom op Motito by die geselskap voeg. Die reis is voortgesit tot by die Maloporivier vanwaar die reisgeselskap begelei is deur Kalipi, een van die „hoofgeneraals" van Moselekatse, tot by Mosega, wat op daardie tydstip reeds in besit was van die Matabeles na die verdwyning van die Hurutshe. Hulle het verwag om Moselekatse by Mosega te ontmoet, waar hy vir 'n tydlank sy hoofverblyfplek gehad het, maar met hul aankoms het dit geblyk dat die Matabele-koning intussen verhuis het na 'n plek aan die oostekant van die Maricorivier, ongeveer veertig myl van Mosega. Vanaf Mosega het die ekspedisie op 5 Junie na die nuwe tuiste van Moselekatse by Kopayeng (Kapain) vertrek. Aanvanklik het hulle gereis deur die vallei waar Zeerust vandag geleë is, later deur die poort aan die noordoostekant van die teenswoordige dorp en nie ver verby die eertydse tweeling hoofsetel van die Hurutshe. Nie ver daarvandaan nie, het die ekspedisie die Maricorivier bereik. Op 9 Junie is die reis voortgesit na die Tolanerivier. Eerw. Moffat het daarvandaan te perd, vergesel deur Kalipi en sy gevolg, vooruit gery na die verblyfplek van Moselekatse, waar dr. Smith en die res van die geselskap hulle kort daarna by eerw. Moffat aangesluit het.

Op 16 Julie 1835 het dr. Smith sy reis verder voortgesit in 'n noordoostelike rigting vanwaar hy in September teruggekeer en op 2 Oktober 1835 weer by Mosega aangekom het, waar Moselekatse toe weer 'n keer tydelik woonagtig was. Op 31 Oktober 1835 was die geselskap van dr.

Smith terug by die sendingstasie van eerw. Moffat, wat reeds in Augustus daarheen teruggekeer het.

Terwyl dr. Smith en die lede van sy ekspedisie hul beplande reis vanaf die verblyfplek van Moselekatse aan die Tolanerivier verder in 'n noordoostelike rigting voortgesit het, het eerw. Moffat vir bykans twee maande onder die Matabeles vertoef, dikwels in die geselskap van Moselekatse verkeer en ook saam met Moselekatse 'n ossewareis deur die gebied van die Matabeles onderneem, waardeur sy kennis van die land en sy mense aanmerklik uitgebrei het.



Moselekatse, sittende op eerw. Moffat se stoel, ontvang dr. Smith (met keil), eerw. Moffat (met lang, swart baard) en die lede van die ekspedisie in sy beeskraal langs die Tolanerivier, in die omgewing van die teenswoordige Silwerkrans-poskantoor. Ook teenwoordig was die handelaars, Hume en Scoon, en ekspedisielede Kift, Burrow en Ford. Die tolk, wat langs dr. Smith sit, was Baba de Buys, seun van Coenraad de Buys. Tekening deur C. Bell.

Sy interessante ervarings en indrukke het eerw. Moffat algaande in sy joernaal opgeteken. Na aanleiding van sy reise in 1835 en 1829 skrywe hy as volg oor die land waar die Matabeles destyds gewoon het: „I would observe that the countries I visited on the present as well on my former journey to Moselekatse are the finest I have seen in Southern Africa, and capable of supporting a dense population, which they evidently once did. The soil is exceedingly fertile, and minerals abound. Iron ore lie scattered over the surface of the hills, many of which appear to be entirely composed of it."

Gedurende die heen- en terugreis, asook tydens sy maandelange verblyf onder die Matabeles, het eerw. Moffat gereeld eredienste op Sondae gehou. Vandat die ekspedisie op Sondag 24 Mei 1835 by die Maritzanirivier op pad na die binneland uitgekamp het, totdat eerw. Moffat op Sondag 9 Augustus weer tot by die Sitlagolerivier op sy terugreis na Kuruman gevorder het, het hy feitlik elke Sondag dienste in Setswana, Hollands en Engels vir die meertalige reisgeselskap en toehoorders gehou.

Aan die Maritzanirivier, op Sondag 24 Mei het eerw. Moffat in die voormiddag 'n diens in Hollands gehou; na middagete 'n preek in Engels oor „the importance of Divine Knowledge" en in die aand het hy die Betsjoeanas in Setswana toegespreek. Op 13 Mei het hy aan die Maloporivier eredienste soos gewoonlik gehou. Op 7 Junie, aan die Tlashukuanerivier, vyf uur verwyder van die Maricorivier, het hy 'n oggenddiens in Setswana gehou, 'n voormiddagdiens in Hollands en 'n agtermiddagdiens in Engels. Op Sondag 14 Junie was hulle reeds by hul voorlopige bestemming aan die Tolanerivier en daar het eerw. Moffat in die oggend 'n diens gehou in Setswana en kort daarna in Hollands. „When the first hymn was singing", skrywe eerw. Moffat, „Moselekatse came in with his retinue (plus-minus 150 Matebeles) a seat was given, and perfect silence and order was maintained to the end, after which he came up to me and shook hands, adding ‚Seingtle fela'." Die Engelse diens het in die aand plaasgevind. 'n Week daarna, nadat dr. Smith en sy geselskap hul ontdekkingsreis op 16 Junie verder voortgesit het, het eerw. Moffat weer dienste aan die Tolanerivier gehou, maar hierdie keer vir die eerste keer net in Hollands en Setswana, aangesien die Engelssprekende lede van die geselskap saam met dr. Smith vertrek het. In die oggend het hy 'n diens in Hollands gehou en in verband met die aanddiens het hy opgemerk: „I held service with the Bechuana portion of our people." Uit hierdie mededeling kry ons die indruk dat aparte dienste vir die onderskeie taalgroepe gehou is, vir die Griekwas en ander Hollandssprekendes in Hollands en vir die Betsjoeanas in Setswana, terwyl die dienste in Engels vermoedelik net vir die Engelssprekendes gehou is. Op Sondag 28 Junie het eerw. Moffat nog aan die Tolanerivier vertoef en toe is die oggenddiens in Hollands gehou en die aanddiens in Setswana. In die loop van die daaropvolgende week het eerw. Moffat en Moselekatse in eersgenoemde se wa 'n reis deur die gebied van die Matabeles onderneem, blykbaar vergesel deur, onder andere, twee van sy eie geselskap. Op Sondag 5 Julie was die reisgeselskap naby „Kurrechane-berg" en eerw. Moffat het daardie dag die volgende aangeteken: „To the two men I read various portions of the Scripture and sang and prayed." Op Sondag 12 Julie was hulle naby Mosega en in verband met daardie Sondag lees ons: „This evening, after sunset, I read several parts of Scripture to my people and made some remarks." Op 19 Julie was die groepie op Mosega en eerw. Moffat getuig van sy verlange om op daardie dag en op daardie plek te mag preek in die volgende woorde: „Could I get a congregation, however small, to which



Moselekatse, viede van regs, neem deel aan 'n krygsdans tydens die besoek van dr. Smith en sy ekspedisielede, 1835. Die tekeninge waarop Moselekatse voorkom, kom voor in „Path of Blood" deur Peter Becker.

I could preach, I should feel some consolation; but this is out of the question at present . . . To my little congregation at the wagon, including the Matabele attendants, I read portions of Scripture and made illustrations, but I feel as if I had done little or nothing towards the glory of our Redeemer." Op Sondag 26 Julie was eerw. Moffat en Moselekatse weer terug by die Tolanerivier en die week daarna was eerw. Moffat en sy reisgeselskap weer 'n keer op Mosega op pad terug na sy woonplek. Daardie oggend het hy een diens in Setswana gehou. Op Sondag 9 Julie het hulle die Sitlagolerivier bereik waar hulle die Sondag deurgebring het. Eerw. Moffat meld nie of hy daar 'n erediens gelei het nie maar maak net melding van 'n „peaceful Sabbath".

Die voorreg het eerw. Moffat dus te beurt geval om vyftien jaar na die besoek van eerw. John Campbell aan die tweeling hoofsetel van die Hurutshe in 1820, weer 'n keer die evangelie in die teenswoordige distrik van Marico in drie tale te verkondig. Dit was by hierdie geleentheid dat die evangelie vir die eerste keer in Hollands in die noordelike en sentrale gedeeltes van Marico verkondig is. 'n Merkwaardige gebeurtenis was ook die erediens aan die Tolanerivier op Sondag 14 Junie 1835 toe Moselekatse en sy gevolg die Hollandse diens bygewoon het, waarskynlik die eerste en laaste Hollandse erediens wat hy ooit bygewoon het. Bietjie meer as twee jaar nadat eerw. Moffat die evangelie vir die eerste keer in Hollands in die gebied noord van die teenswoordige Zeerust-dorp verkondig het, sou Sarel Cilliers die kommando van Potgieter en Uys deur dieselfde landstreek vergesel, by verskillende geleenthede voorgaan in Skriflesing en gebed en sou die bekende en geliefde Hollandse psalms en

gesange, vir die eerste keer gesing deur lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk in daardie gedeelte van Marico, 'n tydperk in die geskiedenis van Marico en Wes-Transvaal, waartydens eers die Mantatees en vervolgens die Matabeles 'n skrikbewind gevoer het, finaal afsluit en 'n nuwe tydperk inlui. Binne tien jaar na die besoek van eerw. Moffat sou die grondslae van 'n blanke gemeente van die Hollandse Kerk in Marico, as 'n belangrike onderdeel van die Potchefstroomse Gemeente, gelê word.

Vermeldenswaardig in verband met die tweede en laaste besoek van eerw. Moffat aan Mosega, is dat hy voor sy terugkeer na sy sendingstasie aan die Kurumanrivier persoonlik toesig gehou het oor die kap van houtbalke naby Mosega, bestem vir sy kerkgebou op Kuruman. In sy gesprekke met Moselekatse het hy ook finaal die weg gebaan vir die koms en vestiging van die Amerikaanse sendelinge, veral nadat hy op 15 Julie hul brief, gerig aan Moselekatse, aan die koning voorgelees het.

## 4. **DIE AMERIKAANSE SENDELINGE OP MOSEGA, 1836-1837**.

### Die „American Board of Commissioners for Foreign Missions."

Die geestelike en godsdienstige herlewing wat teen die einde van die agtiende en in die begin van die negentiende eeu in Europa en Amerika voorgekom het, het die ontstaan van verskillende sendinggenootskappe, wat die evangelie wou uitdra na elke uithoek van die wêreld, tot gevolg gehad. Die ontstaan van private sendingorganisasies, dikwels los van die Kerke, was een van die kenmerke van die hernieude belangstelling in sendingwerk.

In Noord-Amerika, waar 'n aantal klein organisasies teen die einde van die agtiende eeu tot stand gekom het met die doel om die Rooi Indiane te kersten, het daar in die begin van die negentiende eeu ook 'n aantal losstaande en ongekoördineerde liefdadigheidsverenigings ontstaan met die doel om die evangelieverkondiging in die buiteland te bevorder. 'n Sterk en goedgeorganiseerde organisasie wat die nuwe sendingywer kon kanaliseer, benut en aan die gang hou ten einde 'n hoë roeping en taak te vervul, het egter nog op daardie stadium ontbreek.

In dié behoefte is egter in 1810 voorsien met die stigting van die American Board of Commissioners for Foreign Missions, kortweg die A.B.C.F.M. genoem. Dit was hierdie Amerikaanse sendinggenootskap wat verantwoordelik was vir die uitstuur van 'n aantal sendelinge na Suid-Afrika in 1834.

Die Board het in werklikheid reeds vier jaar vantevore by geleentheid van die bekende „Hooimied-vergadering" tot stand gekom. Op 'n dag in Julie of Augustus 1806 het vyf studente van William's College in Boston bymekaar gekom met die doel om saam te bid en 'n bespreking oor sendingwerk in die algemeen te hou. 'n Onverwagse reënbui het hulle in 'n hooimied laat skuiling soek en daar het vier van die groep hulle plegtiglik verbind om hulle te beywer vir die verkondiging van die evangelie in ander lande, meer in besonder in Asië.

Twee jaar later het dieselfde vier jongmanne die eerste Students' Missionary Society in Amerika gestig, met die doel om sendingwerk buite die grense van die Amerikaanse Republiek te onderneem. Afgevaardigdes is daarna na ander kolleges gestuur om hul doelstellings te propageer en die gevolg was dat 'n vereniging met dieselfde doelstellings ook aan die Andover Seminary gestig is. Dit was veral in daardie kweekskool dat die sendingbeweging in belangrikheid en invloed toegeneem het. Belangstelling in sendingwerk het daarna in Amerika dermate toegeneem dat die A.B.C.F.M. formeel op 5 September 1810 gestig en die eerste ses sendingwerkers reeds die volgende jaar uitgestuur kon word.

In die begin van die dertiger jare van die vorige eeu was sendingwerk onder leiding van die American Board reeds op baie plekke in die wêreld aan die gang: in Asië; in die lande rondom die Middellandse See; op die vasteland van Europa en in Amerika onder die Rooi Indiane. In 1833 het die Prudential Committee, soos die Uitvoerende Raad van die American Board bekend gestaan het, berig dat 92 geordende sendelinge reeds op sendingvelde in verskillende dele van die wêreld werksaam was. Van die veertig sendinggemeentes wat teen die einde van 1833 deur sendelinge van die American Board gestig is, is agtien georganiseer op Presbiteriaanse, sewentien op Kongregationalistiese en die res op die basis van ander Kerke, terwyl daaronder die 93 geordende sendelinge wat die American Board tot in November 1833 uitgestuur het, 50 Presbiterianers, 41 Kongregationaliste en twee lidmate van die Reformed Dutch Church was.

In die hele Afrika was daar op daardie tydstip nog nie een enkele sendingstasie van die American Board nie. In die loop van die jare het daar egter 'n eienaardige skuldgevoel by baie Amerikaners ontstaan oor hul landgenote se aandeel in die eeue-oue slawehandel. Algaande het daar 'n drang ontstaan om op een of ander wyse die skade te vergoed wat in die loop van die tyd aan die inboorlinge van Afrika aangebring is, 'n sogenaamde „doctrine of recompense", met die oproep: „Let our country . . . recompense to Africa the wrongs inflicted upon her people . . ." Verder is in 1833 betoog: „We owe an immense debt to Africa . . . and nothing short of the blessings of the Gospel will pay it . . ." Dat hulle hierdie houding en skudgevoel ten opsigte van daardie gebiede in Afrika waarvandaan hul slawe afkomstig was, ingeneem en aan die dag gelê het, kan begryp word, maar dat daar groot onkunde oor toestande in Suid-Afrika geheers het, kan afgelei word uit die brief wat John B. Purney, 'n student aan die Princeton Theological School, in Maart 1832 aan dr. John Philip, Superintendent van die Londense Sendinggenootskap in Suid-Afrika geskrywe het, en waarin hy inligting oor toestande in Suid-Afrika gevra het. Purney was destyds 'n lid van 'n tak van „The Society of Inquiry on the Subject of Missions to the Heathen", gestig in 1811, en wat hom ten doel gestel het om inligting te versamel en te versprei wat belangstelling sou opwek in die verkondiging van die evangelie. In sy brief aan



Dr. John Philip, Superintendent van die Londense Sendinggenootskap in Suid-Afrika, het 'n belangrike aandeel gehad in die koms van die Amerikaanse sendelinge na Natal en Mosega. Dr. Philip en sy Sendinggenootskap was natuurlik baie ongewild onder die Voortrekkers. Hul weersin teen sendingwerk en sendelinge is veroorsaak deur die optrede van sendelinge van die Londense Sendinggenootskap.

dr. Philip het Purney ook bely ,,that they felt they must return to Africa something for that which she had suffered at the hands of America."

Dr. Philip het eers in Mei 1833 die geleentheid gekry om 'n lang brief aan Purney te skrywe. Daarin het hy die land van die Zoeloes en die Matabeles as ,,a noble field for missionary labour" aanbeveel en terselfdertyd die Amerikaanse Kerke opgeroep om sendelinge daarheen te stuur.

Die eerste sendingstasie wat deur die American Board in Afrika opgerig is, het teen die einde van 1834 by Kaap Palmas in Wes-Afrika tot stand gekom, en toe die brief van dr.Philip in 1833 onder die aandag van die American Board gekom het, het die Prudential Committee besluit dat die tweede sendingveld wat in Afrika beset sou word, dié een onder die Zoeloe-nasie sou wees en dat sendingwerk daar 'n aanvang sou neem sodra die nodige sendelinge beskikbaar sou wees.

Ten einde 'n wye leserskring te bereik, is die brief van dr. Philip deur die American Board in die Missionary Herald gepubliseer tesame met 'n oproep vir sendingwerkers onder die Zoeloes in Suid-Afrika. Terselfdertyd het hulle gevra vir meer sendingwerkers, by voorkeur ervare leraars, vir bestaande en nuwe sendingvelde.

Die oproep van die American Board het nie op dowe ore geval nie. In dieselfde jaar het Henry Isaac Venable, dr. Alexander Erwin Wilson, ds. Daniel Lindley, George Champion en Aldin Grout hul dienste vir sendingwerk oorsee aangebied. Hul aansoeke is goedgekeur en op 24 September 1834 is die naam van dr. Newton Adams bygevoeg, met die oog op die vestiging van twee sendingvelde, een onder die Zoeloes en die ander onder die Matabeles.

**Die sendelinge.**

Die ses persone, wat vir sendingwerk in Suid-Afrika goedgekeur is, het uit vyf Amerikaanse state gekom: Lindley en Wilson was afkomstig uit North Carolina, Venable uit Kentucky, Grout uit Massachusetts, Champion uit Connecticut en Adams uit New York. Lindley, Venable en Wilson het aan die Union Theological Seminary gestudeer, die vesting van die Presbiteriaanse Kerk in Virginia en daarbuite. Hulle het hul studies voltooi onder leiding van dr. John Holt Rice, wat hul entoesiasme vir sendingwerk aangevuur het. Aan die kweekskool waar hulle gestudeer het, was 'n tak van die Society of Inquiry on the Subject of Missions to the Heathen, wat in 1811 aan die Andover Theological Seminary gestig is met die doel om inligting oor sendingwerk in te win. As lede van hierdie vereniging het Lindley en sy medestudente kennis gemaak met die behoefte aan sendelinge en die verskillende aspekte van sendingwerk.

**Ds. Daniel Lindley.**

Reeds op 9 Desember 1833 het ds. Daniel Lindley sy dienste as sendeling aan die American Board aangebied. Aan eerw. Wisner, een van die sekretarisse van die Board, het hy as volg geskrywe:

„Vandat ek my hart aan Jesus Christus gegee het, het ek nog altyd gevoel dat dit die plig van die Kerk is om maatreëls te tref en met volharding op te volg wat naas God sou lei tot die spoedigste bekering van alle mense tot ons Heiland. Ek het egter nie destyds gevoel dat ek in eie persoon die evangelie moes bring aan sommige van die volke wat in duisternis verkeer nie.

„Wat ek vroeër gelees het omtrent buitelandse sendelinge, het by my die indruk gewek dat slegs manne met groot natuurlike talente en baie kennis oorsee gestuur moes word om aan die heidene die weg van die saligheid te leer. Met hierdie indruk in my gemoed was dit my beskouing dat my eie geboorteland die arbeidsveld was waar God my wou hê.

„Maar iets meer as twee jaar gelede het dit vir my duidelik geword dat baie van die werk in die sendingveld deur gewone alledaagse mense verrig kon word. My gemoed was gedurig besig met die vraagstuk van my verpligtinge teenoor die heidene. Waarskynlik sou ek toe al my dienste vir u Raad aangebied het, was dit nie dat ek gemeen het dat u meer gewone manne tot u beskikking gehad het,as wat u destyds kon gebruik, en dat u dit moeilik gevind het om uit die getal wat hulle aangebied het, diegene uit te soek wat die geskikste was vir die werk wat u onderneem het.

„Op hierdie punt het daar egter 'n jaar gelede vir my lig opgegaan, toe U Raad 'n beroep gedoen het om vyftig sendelinge. Dog voordat hierdie oproep my bereik het, het ek reeds die leraar geword van my huidige gemeente. Die hand van die Heer was egter so merkwaardig duidelik in my aanstelling alhier, nie alleen vir myself nie, maar vir almal wat met die omstandighede bekend was, dat dit vir my nie maklik was om uit te vind wat die weg van plig was nie.

„Enersyds het u oproep wat ook aan predikante gerig was, my gedring, en daar is gewys op die voordele wat die Kerk moontlik te beurt kon val as hul leraars sou opstaan en vir hulle sê: ‚Die heidene het aanspraak op ons onmiddellike persoonlike dienste sowel as op u gebede en ondersteuning.'

„Andersyds het ek gesien dat ek geroep was om te arbei in een van die belangrikste Kerke in die Staat wat betref ledetal sowel as die middele om goed te doen. Oënskynlik was my arbeid nie sonder vrug nie: my mense was minsaam en het my op allerhande geoorloofde maniere hul wense te kenne gegee dat ek by hulle moes bly. By hierdie oorweging van my omstandighede het ek gevoel dat ek aan albei kante werk het.

„Na heelwat verdere oorwegings en gebed het ek besluit om my dienste tot beskikking van u Raad te stel, en wel om die volgende redes: (1) In Sy genadige voorsienigheid het God baie deure onder die heidene geopen vir die evangelie. (2) Dit is duidelik dat meer sendelinge êrens vandaan moet kom om die evangelie aan die heidene te gaan verkondig. (3) My betrekking tot die dinge van hierdie wêreld verhinder my nie om na hulle te gaan nie. (4) Ek is gewillig uit liefde (hoop ek) vir my Heiland om elke offer te bring wat die stap my mag kos. (5) Die feit dat ek uit die Suide na die Sendingveld gaan, kan miskien 'n goeie uitwerking hê op die suidelike Kerk met betrekking tot die werk van die Buitelandse Sending. (6) Ek laat dit aan my vriende en aan u Raad oor om te oordeel oor my bekwaamhede, waaroor ek self genoeg hoofbrekens gehad het . . .

„Wat my leerstellige beskouing betref, **ek is 'n Calvinis** sonder om 'n haarbreedte oor te hel na hoër Calvinisme . . .

„As u Raad my geskik ag vir sy beskerming, kan u vir my 'n arbeidsveld kies, hoewel ek wat die klimaat betref, nie graag hoër as breedtegraad 40 sou wil gaan nie . . . "

In 'n aangehegte getuigskrif het eerw. William McPheeters as volg oor ds. Lindley getuig:

„In die hele kring van my bekendes is daar geen jongman wat ek met meer vrymoedigheid by die Amerikaanse Sendingraad kan aanbeveel nie. Hoewel **nie 'n groot of welsprekende prediker** nie, is sy **versigtige aard,** sy **gesonde verstand,** sy **besliste vroomheid,** sy **gesonde oordeel,** sy **vasberadenheid,** sy **innemende maniere** en sy **aansienlike bekwaamhede** genoegsame aanduiding van sy **volkome geskiktheid."**

Eerw. Stephen Frontis het ds. Lindley se aansoek ondersteun deur te sê dat Lindley se sukses in die bediening groter was as enige ander van sy kollegas in die Ring waarin hy gearbei het; dat die kenmerk van sy prediking ‚buitengewoon boeiend, ernstig, deursoekend en prakties' was; dat versigtigheid en takt sy optrede as leraar gekenmerk het; dat hy oor kennis van die menslike karakter beskik het en dat hy teenoor sy broeders in die bediening vriendelik en tegemoetkomend opgetree het.

Die Prudential Committee het vir ds. Lindley op 31 Desember 1833 as sendeling aanvaar en hom bestem vir sendingwerk in Suid-Afrika. Op dieselfde dag het die Komitee ook vir George Champion (24) en Aldin Grout (31) as sendelinge aanvaar, terwyl Henry I. Venable (23), wat op die punt gestaan het om sy teologiese studie aan die Union Theological Seminary te voltooi, reeds twee weke vroeër as sendeling aanvaar is. Toe ds. Lindley predikant op Rocky River was, het hy bevriend geraak met Alexander Erwin Wilson, die seun van sy voorganger. Hy het in 1823 sy mediese studie voltooi. Onder invloed van ds. Lindley het dr. Wilson in 1832 aan die Union Theological Seminary teologie begin studeer met die oog op sendingwerk in die buiteland. Op 4 Januarie 1834 is hy op 31-jarige ouderdom as sendeling deur die American Board aanvaar, en dr. Newton Adams (30) van New York op 24 September 1834.

Ds. Daniel Lindley was op 33-jarige leeftyd die oudste persoon van die groep en die enigste van die sestal sendelinge met enige ondervinding as predikant.

Op 20 November 1834 is ds. Lindley getroud met mej. Lucy Allen (24) wat vir 43 jaar sy getroue lewensgesellin sou wees en 'n geliefde predikantsvrou van die Voortrekkers in Pietermaritzburg in die veertiger jare. Mev. Lindley, net soos die vrouens van die ander sendelinge, is voor haar vertrek aangestel as assistent sendeling.

Na sy huwelik is ds. Lindley tesame met sy medesendelinge en hul eggenotes op 23 November 1834 in Boston georden vir sendingwerk in Suid-Afrika, vanwaar die hele groep op 3 Desember per skip die lang reis na Kaapstad aanvaar het.

Op sy paspoort, wat 7 November 1834 gedateer is, word die drie en dertig-jarige ds. Lindley beskrywe as vyf voet tien en 'n half duim lank, met 'n hoë voorkop, donker oë, hare en gelaatskleur, 'n Romeinse neus, 'n klein mond en 'n ovaal gesig.

**Die reis na Kaapstad en die Binneland.**

Die ses egpare het die seereis vanaf Boston (Massachusetts) na Kaapstad in 64 dae afgelê. Op dieselfde dag van hul aankoms, 6 Februarie 1835, het hulle met dr. John Philip, superintendent van die Londense Sendinggenootskap in Suid-Afrika, gaan kennis maak en het die Lindley-, Venable- en Wilson-gesinne ook hul intrek by hom geneem. Vir die volgende ses weke het hulle dus elke dag in sy geselskap verkeer en sodoende baie goed op hoogte gekom met sendingtoestande in Suid-Afrika. In Kaapstad het hulle oorgenoeg geleentheid gekry om met al die vertakkinge van die maatskaplike en kerklike lewe kennis te maak en het in die loop van hul ses weke-lange verblyf ook met hoogstaande en vooraanstaande persoonlikhede in aanraking gekom. Een van hulle was ds. Abraham Faure, sedert 1822 predikant van die Groote Kerk. Sodoende het hulle ook kennis gemaak met die Kaapse Nederduitsch Hervomde Kerk. Hul verblyf in Kaapstad het hulle ook die geleentheid gebied om kennis op te doen van

die Nederlandse taal terwyl hulle ook aangeraai is om so gou moontlik 'n deeglike kennis van Setswana te verwerf.

Aan die Binnelandse Groep — die Lindleys, Venables en Wilsons — is 'n onbepaalde plek in die land van die Matabeles as sendingstasie aangewys. Die trek na die noorde in vier ossewaens het op 19 Maart 1835 in Kaapstad begin en het die reisgeselskap, met eerw. Peter Wright van Griekwastad as gids, oor Worcester, die Hexrivierberge, deur die Klein en Groot Karoo tot in Beaufort-Wes gevoer. Daarvandaan het hulle nie oor Graaff-Reinet nie, maar met 'n korter, direkter roete in die rigting van Griekwastad getrek, dieselfde pad waarlangs John Campbell en Robert Moffat vyftien jaar vroeër gereis het. Die Oranjerivier het hulle by English Drift oorgesteek, ongeveer 30 myl ten ooste van die teenswoordige dorp Prieska. Op 16 Mei 1835, was die eerste gedeelte van hul reis tot by Griekwastad, wat oor 'n afstand van 635 myl gestrek en 58 dae in beslag geneem het, afgelê.

**Oponthoud in Griekwastad.**

Die Lindleys het tuis gegaan by eerw. en mev. Isaac Hughes en die twee ander egpare by eerw. en mev Peter Wright. Hulle is uitgenooi om op die sendingstasie by Griekwastad te vertoef totdat hul vermoeide osse volkome uitgerus het, en daarna nog soveel langer as wat hulle verkies het.

Griekwastad was een van die oudste sendingstasies van die Londense Sendinggenootskap in Suid-Afrika en is deur Anderson en Kramer meer as dertig jaar voor die koms van die Amerikaanse sendelinge gestig. Dit was veral onder leiding van die sendelinge Wright en Hughes, wat onderskeidelik in 1826 en 1827 daar begin werk het, dat groot vordering met sendingwerk op Griekwastad gemaak is. In 1835 was 'n groot aantal Griekwas, Betsjoeanas, Korannas en Boesmans daar saamgetrek, waarvan sommige volwaardige lidmate van die sendinggemeente was.

Lindley, Venable en Wilson en hul gesinne het uiteindelik veel langer op Griekwastad gebly as wat hulle aanvanklik van plan was om te doen. In die sewe maande dat hulle daar vertoef het, het hulle waardevolle onderrig ontvang vir hul latere sendingwerk op Mosega en in Natal.

Hulle het hul oponthoud van sewe maande baie goed benut deur 'n studie te maak van veral Setswana maar daarbenewens ook aandag gegee aan Setebele, die taal van die Matabeles, en Nederlands, waarvan hulle toe reeds 'n gangbare kennis gedra het. Met die hulp van eerw. Isaac Hughes, wat in 1823 as sendeling-werksman na Suid-Afrika gekom en vanaf 1824 tot 1827 'n deeglike kennis van Setswana op Nuwe Lithako opgedoen het, is vir die eerste keer 'n grammatika van Setswana — 'n waardevolle hulpmiddel — en 'n woordelys van tussen 2,000 en 3,000 woorde saamgestel. Met die hulp van 'n Betsjoeana wat oor 'n kennis van Setebele beskik het, is 'n Setswana-Setebele-woordelys van ongeveer 2,000 woorde saamgestel en daarbenewens enkele hoofstukke van Genesis en 'n paar psalms in Setebele vertaal. 'n Spelboek wat hopelik in Kuruman gedruk sou word, is ook in gereedheid gebring.

Op Griekwastad het die Amerikaanse sendelinge oorgenoeg geleentheid gekry om met die praktiese sy van die werk op 'n sendingstasie kennis te maak. Hulle het ook deeglike voorligting gekry in die skrynwerkerswinkel van eerw. Hughes, wat 'n opgeleide vakman was, en het ook kennis opgedoen van messel- en bouwerk in die algemeen. Hulle het ook geleer om met beperkte middele tot hul beskikking bome te verwerk in balke, deure en vensters. Die kennis wat hulle van besproeiing en verskillende aspekte van landbou opgedoen het, sou ook mettertyd vir hulle op Mosega en elders van groot belang wees.

**Kontak met eerw. Moffat.**

Nadat die Amerikaners aanvanklik aangeraai was om in elk geval op Griekwastad te vertoef tot na die terugkoms na Kuruman van eerw. Moffat, wat op daardie stadium saam met dr. Smith op sy ekspedisie na die binneland was, het hulle intussen probeer om met Moffat in aanraking te kom. In Mei het hulle 'n brief na Kuruman gestuur waarin hulle van hul aankoms op Griekwastad melding gemaak het. Mev. Moffat en die sendelinge Edwards en Hamilton het aan die hand gedoen dat een van hulle so spoedig moontlik na Mosega moes gaan om Moffat daar te gaan spreek en het selfs osse vir vervoer aangebied. Die Amerikaanse sendelinge het egter verkies om 'n brief aan Moffat te skrywe waarin hulle hul „circumstances, prospects and wishes" volledig uiteengesit het. Daarin het hulle Moffat ook te kenne gegee dat hulle binnekort na Kuruman sou vertrek.

**Onderhandelings met Moselekatse oor die vestiging van sendelinge in Matabele-gebied.**

Nadat die Mosega-sendingveld ten tye van die beantwoording van John Purney se brief deur dr. Philip in Mei 1833, reeds meer as 'n jaar lank ontruim was, sou die Matabele-gebied as 'n aanbevole terrein vir sendingwerk deur die Amerikaanse sendelinge eers deur Moselekatse goedgekeur moes word voordat die Amerikaners 'n aanvang met hul sendingwerk kon maak. Vermoedelik het dr. Philip oor hierdie aangeleentheid met eerw. Moffat in korrespondensie getree en hom gevra om as tussenganger op te tree. Die eerste geleentheid wat eerw. Moffat te baat kon neem om met Moselekatse oor die plasing van die Amerikaanse sendelinge te onderhandel, was tydens sy besoek aan die Matabele-koning as lid van die ekspedisie onder leiding van dr. Andrew Smith in 1835. Toe dr. Smith en sy reisgeselskap op 16 Junie 1835 hul reis vanaf die Tolanerivier, waar Moselekatse destyds sy tydelike verblyf gehou het, verder voortgesit het, was die Amerikaanse sendelinge reeds 'n maand lank in Griekwastad in afwagting van gunstige omstandighede vir die voortsetting van hul reis na Kuruman en die land van die Matabeles.



Moselekatse, volgens 'n tekening deur kapt. W. Cornwallis Harris, 1836. Sy boek, „Wild Sports of Southern Africa" bevat belangrike gegewens oor die botsings tussen die Voortrekkers en die Matabeles, onder andere, die aanval op Mosega, 17 Januarie 1837.

Eerw. Moffat het vanaf sy aankoms aan die Tolanerivier tot met sy terugkeer na Kuruman vroeg in Augustus, feitlik voortdurend in die geselskap van Moselekatse verkeer en in die loop van ongeveer twee maande het die kwessie van die koms en die toestemming tot vestiging van die Amerikaanse sendelinge in die gebied van die Matabeles, by verskillende geleenthede die aandag van eerw. Moffat in beslag geneem. Op Saterdag 17 Mei 1835, die dag na die aankoms van die Amerikaners op Griekwastad, en terwyl eerw. Moffat saam met dr. Smith op reis was na Moselekatse, het hy briewe van Kuruman ontvang. Nuus oor die aankoms van die Amerikaanse sendelinge op Griekwastad die vorige dag het toe nog ontbreek en eerw. Moffat maak in sy joernaal melding van sy teleurstelling dat hy geen berig van eerw. Wright ontvang het nie. Hy was bekommerd dat iets met hulle op pad gebeur het en skrywe verder dat hy baie graag van die aankoms van die Amerikaanse broeders sou wou gehoor het; dat hy nie spyt is maar inteendeel bly is dat hy moeite gedoen het om inligting oor hulle in te win en dat hy bygevolg gemoedsrus oor die hele aangeleentheid het.

Op Woensdag 10 Junie, het eerw. Moffat, tydens 'n gesprek met Moselekatse aan die Tolanerivier, geleentheid gekry om te gesels oor die omstandighede wat gelei het tot die ontruiming van die sendingstasie op Mosega deur die Franse sendelinge en het toe besluit om die kwessie van 'n sendingstasie op Mosega eers op 'n latere dag met Moselekatse te bespreek. Enkele opmerkings is deur eerw. Moffat gemaak oor die sendelinge wat sou kom en Moselekatse het gesê dat hy bly sou wees om van hulle

aankoms deur middel van sy boodskapper Matlolanyane te hoor. 'n Paar dae later het eerw. Moffat aan sy vrou geskrywe dat as die Amerikaners, wat bestem is vir die land van die Matabeles, aangekom het, sy hulle moet meedeel dat hy alles in sy vermoë sou doen om aan hulle 'n gunstige ontvangs te verseker; hy sou baie verheug gewees het as hy hulle by hom sou gehad het. Hy het aan Moselekatse vertel wat hy aangaande die Amerikaanse sendelinge verneem het.

Op Saterdag, 20 Junie 1835, nadat dr. Smith en sy geselskap reeds hul reis na die oorsprong van die Vaalrivier voortgesit het, het eerw. Moffat tydens 'n gesprek met Moselekatse die kwessie van die plasing van die sendelinge aangeroer:

„In the course of conversation I asked him where he would wish the missionaries to be placed. He said he would have two at Mosega, Mr. Lemue's old place; two near the Maricue River, and two beyond this place, near the blue hills. ‚And then', said he, ‚I shall cause the people to congregate to these places, for I shall select situations capable of extensive cultivation. I assured him that missionaries could not possibly exist under those circumstances which caused the former to leave this station at Mosega. It will take some pains to be taken to enlighten his mind as it regards missionaries."

Nadat eerw. Moffat byna 'n maand in die geselskap van Moselekatse en onder die Matabeles verkeer het, het hy op 10 Julie, terwyl hy en Moselekatse op pad was na Mosega, geskrywe dat sy kennis oor die land en mense van die Matebeles baie uitgebrei het en as die tyd aanbreek dat hy na sy tuiste terugkeer, sal hy beter in staat en toegerus wees om advies te gee aan die Amerikaanse broeders wat op daardie stadium hopelik op pad is na hul bestemming. Hulle sal veral aangeraai word om naas 'n sterk geloof ook geduld aan die dag te lê, ten einde die ontsaglike struikelblokke wat onder die Matabeles voorkom, af te breek. Hy skrywe ook aan sy vrou dat dit vir hom 'n groot troos is om te sien dat die pad nou volkome oop is vir die aankondigers van verlossing.

Die finale sekerheid oor die terrein vir 'n sendingstasie vir die Amerikaanse sendelinge het eerw. Moffat omstreeks die helfte van Julie 1835 van Moselekatse gekry, juis op daardie tydstip toe hulle in die rigting van Mosega beweeg het en uiteindelik in die omgewing van die eertydse sendingterrein van die Franse verkeer het. Op Saterdag 11 Julie, het eerw. Moffat en Moselekatse in die wa van eersgenoemde in die rigting van Mosega gereis, toe goeie nuus vanuit die suide opgedaag het:

„We had just crossed one of the passes and were descending gradually into the extensive Mosega basin, when Moselekatse got off and walked before the wagon, with about a hundred and fifty of his warriors singing. While they were proceeding, I observed a messenger run to him, telling him some news, on hearing which he immediately bolted into the wagon snap-

ping his fingers indicating great joy. He then told me Ma-Mary (his messenger) was come with good news; all was well and wagons with white men were also come. He seemed as much overjoyed with the news as I could be myself . . . The sack of letters (brought by Molemo and his companions) was soon tossed out of the wagon and contents of yours (sy vrou s'n) were perused with riveted attention and most grateful emotions . . . I told him (Moselekatse) the circumstances, prospects and wishes of our American brethren, with feelings of such a delightful nature that I cannot describe. He said he was greatly pleased and his heart was white . . . "
Uit aantekeninge onder datum 15 Julie blyk dit dat die Amerikaanse sendelinge 'n brief aan Moselekatse geskrywe het en in die lig van die feit dat hy daar skrywe dat hy die brief weer 'n keer aan Moselekatse voorgelees het, mag die afleiding gemaak word dat eerw. Moffat die brief van die sendelinge reeds op 11 Julie onder die aandag van Moselekatse gebring het.

Die geleentheid om finaliteit te verkry oor die koms en plasing van die sendelinge, waarna eerw. Moffat reeds geruime tyd uitgesien het, het uiteindelik op Woensdag 15 Julie 1835 op Mosega voorgekom toe eerw. Moffat van gesprekke oor ander onderwerpe afgestap en die gesprek in 'n ander rigting gestuur het:

„I . . . said that the best token which I could give of my love to him was the anxiety I had manifested that he should have missionaries to tell him the words of eternal life. I said I wished again to converse on that subject. ‚I hear with joy', was his reply. I said it afforded me much happiness of mind by day and by night to know that three servants of Jehovah, the only living and true God, are by this time at Kuruman on their way to his people. I added that one of them was a Doctor of Medicine. He seemed much pleased. He asked from what nation they were. I replied America, but found difficulty in telling him where that country lay. I explained to him again, as I had done before, by whom missionaries were sent, and under what circumstances. The brethren's letter being at hand, I took it up and told him I would read it again to him. He gave a look of utter astonishment, and asked me if I knew them. I said I knew them not; a great sea separated their nation from mine, but we had one feeling and served one master who was in heaven. I then read the letter, which seemed to please him much. It was well written. I could not have wished a word more or less. When he heard me mention his name in the course of reading, he instantly called the attention of a chief man who was standing near, as if something wonderful had taken place. I told him if he was indeed my friend he would be their friend also, for they would do all, and much more than I could do, to make him happy in this world, and in the coming world of which he had yet no knowledge, I said also that he must be very kind to them and their wives, for they had come far for his sake. I asked if he would always allow his people to be instructed; he replied, yes, for he was convinced that ‚writing was good'. I then asked

him where he would wish them to settle; he pointed to Mosega, and said there or anywhere they might choose. ‚They must come and examine with their own eyes.' He said, ‚I shall like to see things here as at Kuruman'. I replied that that was his wish when he first saw me, and I endeavoured to meet that wish, adding that it had given me days of trouble and pain of heart that Messrs. Lemue and Rolland were obliged to leave Mosega. He asked the cause. I explained the cause at large, to which he replied that his people at a distance from him, as in that case, behaved ill, but that could not occur again."

Die volgende paar dae het eerw. Moffat in die valleie aan die suidekant en bokant van Mosega aandag gegee aan die kap en voorbereiding van houtbalke vir 'n verskeidenheid van doeleindes en hy vertel in sy joernaal dat „I avoided cutting those beautiful trees (resembling ash) which may yet be of essential service to our brethren who (blessed be God) are on their way to raise the standard of the Cross and build a temple to the Lord in this country."

Op 2 Augustus, die Sondag voor sy vertrek van Mosega na Kuruman, nadat hy die vorige week vir dr. Smith en sy geselskap aan die Tolanerivier terugverwelkom en, onder andere, ook met hom gedagtes gewissel het oor „the glorious subject of the banner of the Cross being unfurled among the hostile armies of Abaddon", het eerw. Moffat nog 'n gesprek met Moselekatse oor die Amerikaanse sendelinge gevoer:

„I went in and sat a long time in the afternoon and had a long conversation on several important points, the coming of the American brethren, their treatment, what he is to expect from them, the doctrine they will teach when once sufficiently acquainted with the language. He expressed great satisfaction, and made every promise of the favour he would show them, promising to treat them as he would myself. He seemed to wonder at the interest I took in their welfare and success, seeing, as he had heard before, that I never either saw or knew them, and that they came from a nation at a great distance from mine . . . I again repeated the substance of the brethren's letter. I told him that my heart would be white in proportion as he treated them with attention, and on no account to require from them what they can neither do or give."

Die terugreis van eerw. Moffat sou op Woensdag 5 Augustus, 'n aanvang neem. Die vorige dag het Moselekatse weer 'n lang besoek by een van eerw. Moffat se waens kom aflê en het die kwessie van die sendelinge vir oulaas aan die beurt gekom:

„During his visit the conversation was various. The subject of a mission being commenced among his people was more than once spoken of . . . "

Toe Moselekatse een van sy Matabele-onderdane saam met eerw. Moffat wou stuur om 'n aantal koeie aan te jaag, wou eerw. Moffat dit alleen toelaat indien hy met sy terugkeer vir die Amerikaanse sendelinge van enige diens kon wees. Voorkeur is deur eerw. Moffat aan Monyéke gegee,

wat goeie kennis van die Setebele- en Setswana-taal gehad het en wat daarom van goeie diens vir die Amerikaanse sendelinge kon wees. Monyéke is egter vervang deur Encha, 'n eenvoudige en goed-geaarde Matabele, wat hom by die Maloporivier by die reisgeselskap gevoeg het. Hy sou saam met die Amerikaanse sendelinge na Mosega terugkeer en hulle van diens wees.

In 'n oorsig van sy reis na en verblyf onder die Matabeles het eerw. Moffat aan sy broer, onder andere, die volgende geskrywe:

„It gave me the most unfeigned pleasure before I left the country to receive a letter from our American brethren at Griqua Town, the contents of which were intended chiefly for Moselekatse. He heard me read the letter (which was translated to him) with great pleasure, assuring me again and again there was room in die country for twenty missionaries. This mission to the Matabele promises to be a most important and interesting one; it will require great prudence and perseverance and a strong faith, but we may calculate upon the heaviest results . . ."

Die merkwaardige vriendskapsverhouding wat daar tussen eerw. Moffat en Moselekatse vanaf 1829 bestaan het, het in 1835 bewerkstellig dat Moselekatse toestemming verleen het dat die Amerikaanse sendelinge hulle onder die Matabeles kon vestig. Die pad tussen Kuruman en Mosega was dus vanaf die tweede helfte van 1835 oop vir die sendelinge, wat op daardie tydstip egter nog steeds in Griekwastad vertoef het.

**Aankoms en verblyf op Kuruman.**

Die sendelinge sou in elk geval nie kon vertrek voordat mev. Lindley nie goed aangesterk het na die geboorte van haar dogter, Mary Elizabeth, op 9 Oktober 1835 nie. Intussen het die swaar droogte wat destyds reeds vanaf 1833 geheers het, ook hul trek onwenslik gemaak. Terwyl hulle hulle begin gereed maak het om die skof na Kuruman aan te durf, het dr. Andrew Smith in November 1835 op Griekwastad van sy binnelandse ekspedisie aangekom en van hom het hulle belangrike inligting oor Moselekatse en sy land gekry.

Die geselskap het teen ongeveer die helfte van Desember 1835 van Griekwastad vertrek nadat hulle in die loop van sewe maande die hartlikste vriendskap van die plaaslike sendelinggesinne ondervind het en in elke moontlike aspek van sendingwerk ingewy is, te wete die verkondiging van die Evangelie, die reëling van onderwys van kleuters, opgeskote kinders en volwassenes, tuinmaak, landbou, versorging van groot- en kleinvee, messelwerk en skrynwerkery. Na vyf of ses dagreise deur 'n droogtegeteisterde gebied het hulle in die tweede helfte van Desember op Kuruman aangekom. Daar het hulle vir die eerste keer met eerw. Robert Moffat persoonlik kennis gemaak en van hom eerstehandse inligting oor die vooruitsigte vir die vestiging van die Amerikaanse sendelinge onder die Matabeles verneem.



Kuruman, die sendingstasie wat vroeg in die twintiger jare van die vorige eeu deur eerw. Robert Moffat aangelê is en waar die Franse en Amerikaanse sendelinge in die dertiger jare op pad na Mosega vertoef het.

Vir die volgende paar maande het die geselskap op Kuruman oorgebly. Hulle was van opinie dat hulle nog beter met sendingwerk bekend moes raak voordat hulle self met hul eie werk onder die Matabeles kon begin. Kuruman was vir hulle die sleutel tot die land van die Matabeles. Hulle het kennis gedra van die feit dat Edwards en Kok reeds in 1801 met sendingwerk onder die Betsjoeanas in daardie omgewing begin het; dat Evans en Hamilton in 1815 deur die Londense Sendinggenootskap daarheen gestuur is, in 1816 daar aangekom en die volgende jaar met hul eintlike sendingarbeid begin het. Toe hulle in Desember 1835 op Kuruman aangekom het, het hulle die volgende sendingwerkers daar aangetref: Robert Moffat, daar gevestig vanaf 1821, Robert Hamilton, werksaam as ambagsman op Lithako vanaf 1817 en Roger Edwards, vanaf 1831 werksaam as ambagsman, onderwyser en drukker. Waar Lindley, Venable en Wilson hul voorbereidingswerk op Griekwastad begin het, kon hulle hulle op Kuruman nog verder en beter bekwaam onder die leiding van Moffat, Hamilton en Edwards. Die beskikbaarheid van 'n drukpers op Kuruman was ook vir hulle van groot belang.

Uit die Setebele-woorde wat Lindley en sy kollegas op Griekwastad versamel het, het hulle 'n paar spellesse opgestel en met die hulp van Roger Edwards gedruk. Daarna het hulle dit goed gedink om 'n aantal maklike sinne saam te stel en dit ook in die vorm van lesse te druk. Hierdie gedrukte materiaal het hulle dus in staat gestel om met skole in die gebied van die Matabeles te begin. Of hulle dit mettertyd ooit gebruik het, is egter onwaarskynlik.




Terrein van die sendingstasies op Mosega, 1831-1841, gerekonstrueer deur D. J. Kotzé met gebruikmaking van inligting deur oud-komdt. C. F. (Oom Kalie) Gronum verstrek. Met erkenning aan Argief-jaarboek, 13de jrg., 1950, deel 1.

Op die sendingstasie op Kuruman het hulle veel gesien en veel geleer, veral die bewerking van die tuine en landerye, die werk in die smidswinkel, bouwerk van verskillende aard en alle aspekte van evangelieverkondiging. Hul verblyf op Griekwastad en Kuruman was vir hulle in baie opsigte 'n goeie leerskool. Daar het hulle kennis gemaak met al die verskillende aspekte van sendingwerk in Afrika. Na bykans 'n jaar na hul aankoms in Kaapstad op 6 Februarie 1835, het hulle egter nog nie by hul arbeidsveld onder die Matabeles uitgekom nie. Vir die taak wat op hulle gewag het, was hulle egter uitmuntend voorberei.

**Lindley en Venable se eerste besoek aan Mosega.**

Op 22 Januarie 1836 het Lindley en Venable Kuruman verlaat op hul eerste besoek aan Mosega en Moselekatse. Op 9 Februarie het hulle uit 'n suidwestelike rigting in die kom van Mosega afgesak, verby twee statte gegaan en toe by Matsenyateng, die stat van Kalipi, aangekom, dieselfde stat waar Moselekatse ook gewoon het wanneer hy tydelik in Mosega verblyf gehou het. Dieselfde middag het Kalipi in Mosega aangekom, gesê dat Moselekatse besig was en nie dadelik na Mosega kon kom nie en dat hulle maar intussen met die bouwerk kon voortgaan op 'n terrein wat hulle self kon uitkies. Die sendelinge het egter gemeen dat dit verkieslik sou wees om Moselekatse eers te gaan spreek voordat hulle sou begin om 'n huis te bou. Hulle wou na Kopayeng gaan maar Kalipi het telkens met verskonings die besoek aan Moselekatse uitgestel. Daarom het hulle besluit om sonder versuim met die bouwerk te begin.

Nadat hulle die omgewing verken het, het hulle besef dat Mosega baie gunstig geleë was vir die aanvang van hul sendingwerk onder die Matabeles. Mettertyd kon daar meer stasies elders in die land van die Matabeles opgerig word.

Nadat Lindley en Venable verskillende moontlike plekke vir 'n sendingstasie op Mosega in oorweging geneem het, het hulle tot die slotsom gekom dat die plek wat die Franse sendelinge in 1832 uitgesoek en waar hulle hul huis gebou het, sonder enige twyfel die beste terrein vir 'n sendingstasie was. Die woonhuis van die Franse sendelinge sou ook sonder veel moeite herbou en herstel kon word om aan hul eie behoeftes te beantwoord. Die huis van die Amerikaanse sendelinge het dus mettertyd op dieselfde plek gestaan as waar die fondamente van die tweede witmanshuis aan die noordekant van die Vaal vier jaar vantevore deur die Franse gelê is.

Oor die presiese ligging van Matsenyateng en die sendelinghuis op Mosega was daar in die verlede verskil van opinie. Volgens die Amerikaanse sendelinge was die sendingstasie aan die westekant van die Makama (Zendelingspruit) geleë en meer as tweehonderd tree van daardie stroom op die naaste plek daaraan. Die sendelinge het water vir besproeiingsdoeleindes uit die Makama gelei met 'n voor wat 650 tree lank was en wat dertig tree van die huis af, parallel met die voorkant van die huis, verbygeloop het. Die Rarira, 'n klein stroom uit die weste, het 'n halfmyl onderkant die huis sy water in die Makama gestort. Verder het hulle daarvan melding gemaak dat Matsenyateng drie myl noord van die stasie en byna in die middel van die kom gelê het. Dr. Andrew Smith sê dat die huis omtrent 300 tree wes van die Makama gestaan het, „and under a kloof called Mosiga in which die principal part of the Baharutse lived at the time they built it." En volgens sy mededelings op 'n ander plek, het dit sowat vyf of ses myl suid vanwaar hulle op die aand van 2 Junie 1835 gehalt het, 'n entjie bokant Matsenyateng — deur hom Mosega genoem — gestaan het. Moffat sowel as Harris het deur middel van hul mededelings in sake die ligging van die stasie, dr. Andrew Smith se mededelings volkome bevestig. Ook die besonderhede van die aanval wat vroeg in 1837 op Mosega gemaak is, soos dit deur die sendelinge opgeteken is, staaf die opvatting dat die stasie in die suidwestelike hoek van Mosega, naby die plek waar die aanval losgebrand het, gelê het, dit wil sê naby Antjie-se-kop, waaroor die Boere Mosega binnegeval het.

Die huis van die Franse sendelinge by Mosega het in die suidelike deel van Mosega gestaan, drie myl suid van Matsenyateng. Matsenyateng het effens suid van die middel van die kom gelê, ongeveer — volgens huidige opmetings — op 26°3' oos lengtegraad en 25°38' suider breedtegraad. Die huis het onder 'n kloof, wat Mosega genoem is, gestaan en die kloof het in die suidwestelike hoek van die kom gelê. Die huis het ook twee- tot driehonderd tree wes van die Zendelingspruit gestaan en 'n halfmyl van die plek af waar 'n ander stroompie, die Rarira, in die Zendelingspruit geloop het.

Met bogenoemde gegewens ten opsigte van die Franse sendelinghuis as uitgangspunt, kan die ligging van die Amerikaanse sendingstasie as volg bepaal word: Die huis wat die Franse sendelinge by Mosega gebou het, het op die suidelike gedeelte van die plaas Zendelingspost gestaan; dit het tussen 200 en 300 tree wes van die Zendelingspruit gestaan en sowat 500 tree suid-suidoos van die huidige Zendelingspost-spoorweghalte. Die huis het met sy voorkant na die spruit toe gestaan en voor die huis, dit wil sê tussen die watervoor en die spruit, het die tuin gelê; wes van die huis, dus agter die huis, het drie koppe, Grootkop, Langkop en Antjie-se-kop gelê, en oos daarvan, dus reg voor die huis, die breë Mosegavallei, met Zeerust-se-berge aan die oorkant.



Oud-komdt. C. F. (Oom Kalie) Gronum, die grootste kenner van die vroeë geskiedenis van Marico, in geselskap van mev. Martie Rex, Pretoria, 2 Aug. 1968.

Oom Kalie is gebore op die plaas Sendelingspos op 15 Mei 1892. Sy vader was Antonie Johannes Gronum, gedoop op 9-7-1852 op 'n kerkplek in Klein-Marico, en sy moeder Susanna, dogter van Wouter Kirstein, oorspronklik afkomstig van Oudtshoorn.

Die Kirstein-familie het omstreeks 1858 na Marico gekom, terwyl oom Kalie se grootvader aan vaderskant, A. J. Gronum, in 1851 na Marico gekom het. Hy was getroud met 'n nooi Oosthuizen.

Oom Kalie se skoolopleiding was ongereeld en het ongeveer vier jaar geduur, aanvanklik in 'n privaatskool op Jacobsdal en daarna in 'n goewermentskool. Nadat hy die skool verlaat het ,het hy sy vader vir 'n tydlank op die plaas gehelp, toe vir ongeveer dertien jaar in die sementfabriek op Slurry gaan werk, daarna weer gaan boer, terwyl hy ook 'n lewensbestaan deur transportry gemaak het. Hy was vir 'n tydlank eienaar van die plaas Rietgat en mettertyd ook van 'n gedeelte van die hisoriese plaas Sendelingspos, waar die skrywer hiervan oom Kalie in 1960 vir die eerste keer ontmoet het. In 1964 het hy waardevolle en unieke museumstukke aan die S. P. Engelbrecht-museum geskenk waar dit tans onder sy naam uitgestal word.

In 1919 het hy in die huwelik getree met Johanna Susara van Heerden en uit die egverbintenis is nege kinders gebore, vyf dogters en vier seuns.

Hy het 26 jaar lank op die Kerkraad gedien en was ook aktief op politieke, maatskaplike, militêre, onderwys- en perdesport-gebied. In medewerking met sy broer, M. A. Gronum, is hy die skrywer van die boek „Kinôsie", wat in 1940 verskyn het en oor die naturellelewe handel.

Oom Kalie is 'n onderhoudende verteller en iemand met 'n uitsonderlike geheue. Sy lewensherinneringe en die groot skat van kennis oor die vroeë geskiedenis van Marico en Wes-Transvaal waaroor hy beskik, is 'n tyd gelede op band opgeneem met die oog op publikasie.

Die plek waar Venable en Lindley as hul sendingstasie uitgekies het, was dié gedeelte van Mosega waar die meeste krale gelê en die meeste mense gewoon het. Besproeiing uit die Makama sou maklik kon geskied en op die terrein het reeds 'n gebou gestaan wat sonder veel moeite herstel kon word vir die een of ander doel. Boonop het Moselekatse die besondere plek spesiaal vir die sendelinge uitgehou.

Met die hulp van Adolf, 'n Hottentot, en 'n paar Betsjoeanas wat hulle van Kuruman af saamgebring het, het Lindley en Venable begin om die huis te herbou. Die hout wat hulle vir bouwerk nodig gehad het, het hulle in die omgewing gaan kap en bewerk. Voordat hulle begin bou het ,het hulle die 650 tree-lange watervoor, wat die Franse sendelinge in 1832 gegrawe het, oopgemaak en die water daarmee verby die voorkant van die huis verbygelei. Toe kon hulle met die bouwerk begin. Hulle het verder 'n afdak van riete gemaak en hul werkbank daaronder geplaas. Daarna het hulle een van die dwarsmure afgebreek om sodoende nog 'n vertrek aan te bou sodat daar na die voltooiing van die bouwerk, ses vertrekke — twee vir elke gesin — in plaas van die vroeëre vyf kamers, beskikbaar gewees het. Van toe af was dit klippe aanry, water dra, stene maak, balke gereedmaak, planke saag en skaaf, gras vir die dak sny en die dak dek.

Aantekeninge wat eerw. Venable in Maart in sy dagboek bygehou het, werp lig op hul daaglikse bedrywighede:

„Ons het 72 hanebalke gekap en byeengebring en toe huis toe geneem . . . Saam met wat ons hier het en 'n vrag in 'n bos anderhalf uur van hier, het ons genoeg hout vir deure en vensters en planke vir die huis en vir 'n bietjie huisraad . . . Het 9 of tien vragte klip laat aanry vir die fondament . . . Broer Lindley en Adolf en enige handlangers was besig om klei aan te maak vir stene . . . Broer Lindley besig om die mure te sloop wat herbou moet word . . . Broer Lindley by die werkbank en ek by die mure . . . Ons het altesaam al oor die 250 voet gesaag . . . Broer Lindley het begin stene lê en ek het byna twee deurrame klaargemaak . . . Adolf en sy helpers het 'n groot hoeveelheid klei berei en in die namiddag omtrent 800 stene gevorm, wat egter gedurende die nag deur 'n swaar bui reën bederf is. Ek het begin planke skawe vir die deure en vind dit erg vermoeiende werk . . . Broer Lindley en ek weer besig om stene te lê . . . Klaar met die mure . . ."

Die huis wat die Franse sendelinge gebou het, was 66 voet lank en 17 voet breed en is deur Lindley en Venable moontlik met ongeveer 14 voet langer gemaak. Baie werk aan die afbreek en herbou van die mure en die opsit van die dak was dus nodig gewees, en vir 'n paar weke het die bouwerk al hul aandag in beslag geneem. Na ses weke het hulle besluit om die werk vireers te staak en 'n besoek aan Moselekatse te bring.

Lindley en Venable het op 7 April na Kopayeng vertrek. Baba, 'n seun van Coenraad de Buys, het die Nederlandse gesprek van die sendelinge in Setswana vertaal en van uit Setswana is dit weer in Setebele vertaal. Lindley en Venable het aan Moselekatse gesê dat hulle gekom het om die evangelie te verkondig en nie om handel te drywe of te jag nie en dat hulle ook skole sal stig om sy mense te leer. Hulle het die vergunning van Moselekatse gevra om die evangelie te verkondig en sy mense onderwys te gee. Moselekatse het hulle belowe dat hy en Kalipi oor die grootte van die grond vir die sendingstasie sou besluit sodra hy weer in Mosega kom en dat hy ook die sendelinge van kos sou voorsien.

Lindley en Venable het op 11 April teruggekeer na Mosega, die werk aan die huis, waaronder die insit van die kleivloere, voltooi en toe op 5 Mei 1836 na Kuruman teruggekeer, nadat hulle die huis toegesluit het.

Gedurende hul verblyf in die land van Moselekatse het Lindley en Venable gereeld vir hul eie mense en die Matabeles wat toevallig by hul wa gekom het, dienste gehou.

**Verblyf op Mosega, Junie 1836-Januarie 1837.**

Nadat Lindley en Venable teen die middel van Mei op Kuruman aangekom het, het hulle dadelik begin voorbereidings tref vir die sendelinge se laaste skof na Mosega. In die begin van Junie het die gesinne van Venable en Wilson, tesame met Martha Wilson, wat in Januarie in Kuruman gebore is, na Mosega vertrek. Drie Betsjoeanas en Baba (de Buys), wat as tolk vir hulle sou optree, het hulle vergesel. Vyf Matabele-afgesante, wat vanaf Kaapstad op pad terug na hul tuiste was, het hulle ook by die geselskap aangesluit. Onder hulle was Nombate (Mcumbata), een van die drie leiersfigure, wat naas die koning, die eerste op die ranglys in die land van die Matabeles gestaan en Kuruman reeds in 1829 vir die eerste keer besoek het.

Die sendelinge het op 15 Junie by Mosega aangekom. Omdat die kleivloere wat Lindley en Venable in April in die huis ingesit het, nog steeds baie klam was, het hulle gedurende die eerste paar weke in die buitelug gelewe en snags in hul waens geslaap. Later is een van die vertrekke bedags gebruik en toe dit skielik baie koud geword het, het eerw. en mev. Venable en mev. Wilson en haar dogtertjie op 16 Julie hul intrek in die huis geneem. Dr. Wilson was op daardie stadium in die noorde by Moselekatse, mev. Lindley en haar dogter in Kuruman en ds. Lindley op sy sending na die Kaapkolonie.

Dr. Wilson het op 10 Julie na Moselekatse by Kopayeng vertrek waarheen hy ontbied was. Tydens sy verblyf het hy vir sy eie mense en die Matabeles dienste in Setswana gehou. Hy moes ook namens Moselekatse briewe aan die Kaapse goewerneur skrywe waarna hy op 20 Julie na Mosega teruggekeer het.

Intussen het die Lindley-gesin ook op Mosega aangekom. In Junie het hy na die Kaapkolonie vertrek om daar voorrade en slagvee aan te koop. Na sy terugkoms het hy en sy gesin Kuruman op 14 Julie verlaat en op 29 Julie by Mosega aangekom, 'n dag voor die terugkeer van dr. Wilson vanaf Kopayeng.

Die drie sendelinggesinne was dus teen die einde van Julie 1836 uiteindelik op Mosega, hul bestemming, verenig en het hulle met gretigheid 'n aanvang gemaak met die werk waarvoor hulle op 23 November 1834 in Boston as sendelinge georden was.




„Map of the Road from Kuruman to Mosika", 'n kaart wat deur die Amerikaanse sendelinge self geteken en in 1837 in die „Missionary Herald" gepubliseer is. Kapain (Kopa(n)yeng) word deur hulle Kapeng genoem. Met erkenning aan die Argief-jaar boek, 13de jrg., 1950 deel 1.

Intussen het die trek onder aanvoering van Andries Hendrik Potgieter in Februarie 1836 van uit die Kaapkolonie 'n aanvang geneem, ongeveer dieselfde tyd toe Lindley en Venable op hul eerste besoek in Mosega was. Toe die sendelinge teen die einde van Mei, met die uitsondering van die Lindley-gesin, hulle gereed gemaak het om van Kuruman na Mosega te vertrek, het die Potgieter-trek reeds tot in die omgewing van die Sandrivier, ongeveer 200 myl na die ooste, gevorder. Binne sewe maande daarna sou die paaie van die Voortrekkers en die sendelinge mekaar kruis en sou veral die Lindley-gesin binne enkele jare daarna 'n belangrike aandeel kry in die godsdienstige lewe van die Voortrekkergemeenskap.

Teen die einde van Julie het die kortstondige verblyf van die sendelinge op Mosega begin, waarvan die grootste gedeelte helaas as pasiënte in siekbeddens deurgebring sou word. Na hul aankoms het hul egter aan die werk gespring. Steggies en saad wat die sendelinge saam met hulle uit die Kaap, Griekwastad en veral uit Kuruman gebring het, het hulle in die vrugbare aarde van Mosega geplant en gesaai, sodra die grond in gereedheid gebring was. Kort na sy aankoms het Venable reeds akkers omgeploeg en koring daarop gesaai. Toe sy ploegskaar die aarde op Mosega begin omkeer, was dit die eerste ploegskaar wat die bodem van Transvaal binnegedring het. Agter die huis het hulle 'n klipkraal met twee afskortings gebou en 'n slaapplek vir hul werksmense.

Die eerste paar weke is dus grotendeels met voorbereidende werksaamhede en 'n studie van die Matabele-taal deurgebring. Feitlik al die werk op die sendingstasie moes deur die sendelinge en hul vrouens self gedoen word aangesien die Matabeles werksku en die Betsjoeanas baie oneerlik was. Die vrouens moes bygevolg hul kookwerk doen, self was en stryk en hul kinders self versorg.

Op 18 Augustus het die sendelinge 'n gesamentlike brief aan die Prudential Committee geskrywe waarin hulle hul wedervarings en vooruitsigte breedvoerig uiteengesit het. In hul brief het hulle onder andere berig dat hul vooruitsigte sover as wat dit tydelike en materiële dinge in Mosega betref, goed is maar dat hulle geen rede tot optimisme gehad het sover dit sendingwerk betref nie; hulle het weinig lig vir die toekoms gesien en dit het vir hulle gelyk of hul arbeid onder die Matabeles weinig hoop vir seën ingehou het. Sonder die toestemming van die Matabelekoning kon hulle niks doen nie en ook nie met skole begin nie. Sedert hul aankoms op Mosega teen die einde van Julie het hulle teen die tweede helfte van Augustus nog baie min positiewe sendingwerk gedoen en baie min Matabeles is na hul eredienste getrek. Twee van hulle wou weer 'n keer na Moselekatse gaan om by hom toestemming te kry om skole te stig maar voordat dit kon gebeur, en terwyl hulle nog in die begin van September met hul daaglikse take op die sendingstasie besig was, het een na die ander, met die uitsondering van dr. Wilson, ernstig siek geword. Die siekte was skynbaar veroorsaak deur die klam vloere van hul huis wat hulle op 16 Julie betrek het.

Op 4 September het ds. Lindley eerste siek geword, drie dae later gevolg deur eerw. Venable, op 10 September deur mev. Wilson, twee dae later deur mev. Venable en op 26 September deur mev. Lindley. Sommige van hulle was maandelank ernstig siek aan rumatiekkoors en toe hulle op 17 Januarie 1837 Mosega in geselskap van die Voortrekkerkommando verlaat het, was sommige van hulle nog nie heeltemal herstel nie. Mev. Wilson is op Sondagmôre 18 September, oorlede en teen die aand van dieselfde dag nog in die teenwoordigheid van dr. Wilson en



Mev. Jane Wilson, eggenote van dr. A. E. Wilson, oorlede op Mosega op 18-9-1836, die eerste blanke vrou wat in Marico oorlede en begrawe is. 'n Aantal jare gelede is 'n gedenkteken ter ere van mev. Wilson op die terrein van die Sendelingspos-spoorweghalte opgerig.

ds. Lindley begrawe, nadat ds. Lindley die teraardebestelling van die eerste blanke vrou wat in Transvaal oorlede is, waargeneem het. Nadat mev. Lindley op 26 September siek geword het, was sy bykans drie maande ernstig siek. Deurdat dr. Wilson nie siek geword het nie, kon hy as dokter optree vir die vyf pasiënte in Transvaal se eerste „sendinghospitaal". Die Matabeles het ook algaande by sy mediese kennis baat gevind en sodoende was hy die eerste dokter wat in die Mosega-vallei as mediese dokter gepraktiseer het, afgesien van dr. Andrew Smith wat in 1835 op sy heen- en terugreis 'n besoek aan dié gebied afgelê het. Die maandelange ernstige siekte wat in die sendelinghuis op Mosega geheers het, het daartoe meegewerk dat die bygelowige Matabeles die sendelinge nog meer as vantevore vermy het, behalwe om 'n morbiede nuuskierigheid in die siekes binne die huis aan die dag te lê.



Kapt. William Cornwallis Harris, skrywer van „Wild Sports of Southern Africa", 'n Matabele-hoofman (met net een oog), Baba de Buys (te perd) en hul gevolg vertrek vanaf Mosega-omgewing op pad na Moselekatse, 22-10-1836.

By die aankoms van die Amerikaanse sendelinge was Moselekatse oënskynlik baie verheug dat hulle na sy land en sy mense gekom het en het hy hulle versoek om vir hom 'n kerkgebou op te rig en gesê dat hy hulle sou toelaat om aan sy mense onderwys te verskaf. Maar dié toestemming het hulle in werklikheid nooit gekry nie. Van sendingwerk op Mosega het daar dus niks tereggekom nie, selfs ook nie nadat die sendelinge een na die ander stadigaan weer gesond geword het en in staat was om met hul bedrywighede 'n daadwerklike aanvang te maak waarvoor hulle huis en haard en 'n gevestigde bestaan in Amerika prysgegee en hulle duisende myle oor see en land daarheen begewe het. Moselekatse self het algaande 'n afsydige houding, wat selfs aan vyandigheid gegrens het, teenoor die Amerikaanse sendelinge ingeneem. Hy het hom selfs van Mosega onttrek en hulle as't ware geïgnoreer. Vir die sendelinge self het die eienaardige houding wat hy teenoor hulle ingeneem het daartoe gelei dat hul werk daardeur paal en perk gestel is, selfs nog voordat hulle van hulself enige rekenskap kon gee. Dit was met loodswaar harte dat die Lindley-, Venable- en Wilson-gesinne die nuwe jaar 1837, ingegaan het. Na twee jaar se verblyf in Afrika het hul werk nog geen vordering getoon nie; een van hulle was reeds deur die dood weggeneem en lê op Mosega begrawe; verskillende ander is nog dag en nag deur hewige rumatiekaanvalle aan hul beddens gekluister terwyl Moselekatse besig was om hom van hulle te distansieër. Dit was die onsekere omstandighede waaronder hulle verkeer het, toe hul sending plotseling op 17 Januarie 1837 tot 'n einde gekom het.

**Ontruiming van Mosega.**

Onderwyl die sendelinge op Mosega swaar beproewinge en teenslae

ondergaan het waardeur positiewe sendingwerk in die wiele gery is, het botsings in die tweede helfte van 1836 tussen Boerejagters en die Voortrekkers aan die een kant en die Matabeles aan die ander kant op die suidelike grens van die Matabele-gebied, waarop Moselekatse sy aanspraak wou laat geld het, daartoe gelei dat die Voortrekkers by Blesberg 'n strafkommando op die been gebring het wat vroeg in Januarie 1837 onder aanvoering van Andries Hendrik Potgieter en Gert Maritz in die rigting van Mosega beweeg het.

Vyfuur die oggend van 17 Januarie is die sendelinge skielik uit hul nagrus gewek toe Adolf, hul Hottentotbediende, verwilderd die sendelinghuis binnegestorm en „'n kommando! 'n kommando!" geskreeu het. Toe die skote uit die voorlaaiers van uit alle rigtings gehoor kon word, het hulle oombliklik besef dat 'n Voortrekkerkommando hulle op die Matabeles kom wreek het. Die voorlaaiers het dood en verwoesting gesaai op die vlugtende Matabeles. 'n Aantal van hulle, afkomstig van die stat wat skaars driehonderd tree van die sendelinghuis verwyder was, het al skreeuende, en sommige swaar gewond, vir skuiling na die sendelinghuis en verby na die rietbegroeide Makama gehardloop. So het dit gebeur dat die Boere ook in die rigting van die sendelinghuis gevuur het en dat die sendelinge kort nadat die eerste skote begin val het, midde in die geveg verkeer het. Binne in die huis het hulle gehoor hoe die koeëls oor die dak heen gefluit en met 'n gekraak deur die riet- en grasdak getrek het, hoe ander koeëls teen die mure vasgeslaan en selfs in die klei ingedring het. Een van die koeëls het deur die venster van die slaapkamer waar die Venable-egpaar siek gelê, getrek, teen die oorkantste muur vasgeslaan en terug op hul bed gespat.

Nadat die naby-geleë stat verwoes is, het die kommandant van die strafkommando, vermoedelik Gert Maritz, na die sendelinghuis gekom en die sendelinge gerusgestel dat die aanval nie teen die sendelinge gemik was nie, maar alleen gemaak word om as straf te dien vir die Matabeles en Moselekatse; dat hulle binnekort met 'n tweede strafkommando sou kom en die mag van Moselekatse dan volkome sou breek. Indien die sendelinge sou begeer om sonder verwyl Mosega te verlaat, is verder aan hulle meegedeel, sou hulle gehelp en aan hulle beskerming verleen word. Onmiddellik daarna het hy vertrek en die aanval verder gelei. Sommige is van opinie dat Hendrik Potgieter die aanvoerder was waarna die sendelinge verwys het.

Dit word ook vertel dat Stephanus Erasmus, Gert Bronkhorst en die Liebenbergs kort na die aanvang van die slag by die sendelinge kom verneem het of hulle nie iets van die ontvoerde kinders verneem het nie, en dat die sendelinge vir Erasmus toe meegedeel het dat sy twee seuns en Karel Kruger, wat die vorige jaar gevange geneem en lewend weggevoer is, vermoor is. Of hulle ook kennis gedra het van die res van die ontvoerde Boerekinders, word nie vermeld nie.

Nadat die vlugtende Matabeles die hele oggend agtervolg en honderde doodgeskiet is, het Potgieter en Maritz teen die middag se kant duskant die teenswoordige dorp Zeerust die agtervolging gestaak en teruggekeer na Mosega. Kort na twaalfuur daardie middag het die voorste ruiters weer by die sendingstasie opgedaag.

Die kommandant van die strafkommando het daardie oggend die sendelinge voor 'n moeilike keuse gestel: Moes hulle op Mosega bly waar alles daarop gedui het dat hul sendingwerk daar nie verder voortgesit sou kon word nie of moes hulle die vriendelike aanbod van die kommandant aanvaar en saam met die strafkommando na Blesberg gaan? Later in Mei het hulle geskrywe: „We have left Moselekatsi because our prospect of present and future usefulness among his people was entirely destroyed . . ."

'n Derde moontlikheid wat deur hulle oorweeg is, was of hulle 'n tydjie langer op Mosega moes vertoef en dan later op hul gemak na die suide verhuis, veral met die oog op die toestand van die siekes. Indien hulle sou besluit om van die aanbod van die kommandant gebruik te maak, sou hulle in elk geval genoodsaak wees om 'n gedeelte van hul besittings op Mosega agter te laat en sou hulle ook vir dae lank al trekkende in lewensgevaar verkeer. Nadat deeglike oorweging gegee is aan elke moontlike aspek, het hulle uiteindelik besluit om die aanbod van die kommandant te aanvaar. Alle noodsaaklike voorbereidings vir die trek, is dadelik en met spoed getref en teen eenuur daardie middag het die hele geselskap, met agterlating van sommige van hul besittings soos meubels en gereedskap die sendingstasie op Mosega verlaat. Die sendelinghuis is vervolgens deur die Boere aan die brand gesteek en die sendelinge moes gelate aanskou hoe hul maandelange arbeid besig was om in vlamme op te gaan. Ure daarna het donker rookwolke nog laag oor Mosega gehang.

Daarmee word die sluier getrek oor die kortstondige en oënskynlike vrugtelosè verblyf van die Amerikaanse sendelinge op Mosega.

**Die voorsienigheid van God.**

Terwyl eerw. Robert Moffat op 3 Junie 1835 oor die verlate terrein van die eertydse Franse sendingstasie op Mosega gewandel het, het hy geloop en peins oor die misterieuse Voorsienigheid wat toegelaat het dat die hoë verwagtings van die Franse sendelinge vernietig word net toe dit gelyk het of hul verwagtings in vervulling sou gaan. Skaars twee jaar daarna sou dieselfde lot die poging van die Amerikaanse sendelinge tref. Hy wat oor die lotgevalle van mense en volkere en hul pogings en ideale beskik, het egter 'n ander taak elders in Suid-Afrika vir die Franse en Amerikaanse sendelinge in gedagte gehad en veral vir ds. Lindley en sy eggenote het God in die veertiger jare 'n belangrike taak in die boesem van die Nederduitsch Hervormde Kerk bestem. Die voorsienigheid van God ten opsigte van die Franse en Amerikaanse sendingpogings op Mosega, waaroor eerw. Moffat en ander ná hom gepeins het, het egter eers mettertyd volkome duidelik geword.

**Die begin van 'n keerpunt.**

Toe skote uit 'n honderdtal Voortrekkergewere in die vroeë oggendure van 17 Januarie 1837 vir ds. Daniel Lindley, sy Amerikaanse kollega's, hul bediendes en die omwonende Matabeles op Mosega onverwags uit hul slaap gewek het, was dit die eerste keer dat lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk — die benaming waaronder die Kaapse Kerk tot in November 1842 amptelik bekend gestaan het — in so 'n groot getal hul verskyning in Marico gemaak het. Nie alleen moet 17 Januarie 1837 beskou word as die begin van 'n keerpunt in die geskiedenis van Marico en die res van die Oorvaalse gebied nie, maar ook as 'n dramatiese keerpunt in die lewe en werk van ds. Daniel Lindley en sy eggenote. Nadat die sendelinge en hul gesinne Mosega in geselskap van die strafkommando vaarwel toegeroep, na Thaba 'Nchu gereis en daar 'n tydlank op die sendingstasie van eerw. James Archbell en Thomas Sephton vertoef het, het hulle vervolgens hul reis oor Grahamstad en vandaar verder oorland na Natal voortgesit, waar hulle van voornemens was om sendingwerk onder die Zoeloes te gaan doen. Na sy werk as onderwyser en predikant in Port Natal in 1840 en sy aanvaarding in 1841 van 'n beroep as predikant van die Voortrekkergemeenskap aan die ooste- en westekant van die Drakensberg en met Pietermaritzburg as woonplek, sou ds. Lindley, 'n gebore en getoë Presbiterianer, in die eerste helfte van die veertiger jare as 'n deeglik opgeleide en geordende Presbiteriaanse predikant, die lidmate van die onafhanklike Voortrekkerkerk bedien, en 'n belangrike bydrae lewer tot die selfstandigwording van die Nederduitsch Hervormde Kerk buite die grense van die Britsbeheerde Kaapkolonie en vry van die gesag van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Kerk.

## 5. DIE VOORTREKKERS OP MOSEGA EN IN MARICO, 1837.

Die besoeke van die twee strafekspedisies teen Moselekatse onder aanvoering van Hendrik Potgieter, Gert Maritz en Piet Uys in Januarie en November 1837 was, naas die Slag van Vegkop in Oktober 1836 en die Slag van Bloedrivier in Desember 1838, nie alleen belangrik uit die oogpunt van 'n militêre prestasie nie, maar ook belangrik in die lig van die gevolge wat die verdrywing van die Matabeles uit Marico vir die Republiek en die Kerk van die Voortrekkers meegebring het. Dit is hier nie die tyd en die plek om noukeurige aandag te gee aan die Slag van Mosega en die Negedaagse Slag nie, maar om die twee militêre ekspedisies in die eerste plek te beskou as gebeurtenisse waaraan lidmate van die Transoranjese Nederduitsch Hervormde Kerk deelgeneem het; hoe hulle tydens die twee ekspedisies opgetree en blyke gegee het van hul kerklidmaatskap, Christelike geloof en godsvertroue en watter gevolge dit vir die Kerk van hul vaders en hul gemeenskapslewe in Marico en elders ingehou het.

**Die kerknaamkwessie met betrekking tot die koms van lidmate van die Voortrekkerkerk na Marico.**

Wanneer die geskiedenis van die Kaapse Kerk voor, tydens en kort na die Groot Trek in gepubliseerde werke en in argiefstukke nagegaan word en daar, onder andere aan die amptelike naam van die Kaapse Kerk aandag gegee word, blyk dit dat die selfstandige Kaapse Kerk in 'n Kerkwet of „Algemeen Reglement" wat hy in 1824 opgestel het, homself

# ALGEMEEN REGLEMENT

VOOR HET BESTUUR DER

# Nederduitsche Hervormde Kerk,

IN ZUID-AFRIKA,

ONTWORPEN IN DE ALGEMEENE KERKVERGADERING,

*Gehouden binnen de Kaapstad, op den 2 November, en volgende dagen van het Jaar* 1824.



EERSTE AFDEELING.

ALGEMEENE BEPALINGEN.



ART. 1.

HET BESTUUR DER HERVORMDE KERK wordt uitgeoefend, GEMEENTELYK, RINGSWYZE* en SYNODAAL.

ART. 2.

De Leden der Kollegien, waaraan dit onderscheiden bestuur, volgens na te meldene bepalingen, wordt opgedragen, stemmen altyd hoofdelyk.

* Er zyn drie Ringen, de *eerste* bestaande uit de Kerken van de Kaapstad, Stellenbosch, Paarl, Zwartland en Somerset; de *tweede* uit die van Tulbach, Zwellendam, Caledon, George en Worcester; de *derde* uit die van Graaff-Reinet, Uitenhagen, Cradock en Beaufort.

202

## VIERDE ZITTING.

*Zaturdag, den 5den November*, 1842.

Allen tegenwoordig.

De Vergadering door den Scriba met gebed geopend zijnde, werden op zijnHoog-Eerw. verzoek de Notulen door den Actuarius voorgelezen.

Nadat dezelve geresumeerd en geteekend waren, leverden Rationarii hun rapport in omtrent het Synodale Fonds (Bijl.).

Dit rapport werd aangenomen en Rationarii zoo wel als de Quæstor van het Synodale Fonds door de Vergadering bedankt. Terwijl zij almede verzocht werd om ook de boeken, enz. van het Predikanten Weduwen Fonds te onderzoeken, en daarover Rapport uit te te brengen op de Vergadering van Donderdag den 10 dezer.

Tot de overweging der wetten overgaande, werd Art. 14 aangenomen, met uitlating van " zoo wel als Synode " en " Hervormde " veranderd in " Gereformeerde."

Op grond der in Art. 3 gemaakte verandering, stelde omtrent Art. 15 de Actuarius de navolgende verandering voor, welke door de Vergadering werd aangenomen : " de uitspraken der Algemeene Kerkvergadering, in het laatste ressort, omtrent zaken door mindere Kerkbesturen behandeld, en in geval van beroep, voor dezelve gebragt, zijn beslissend."

Voor dat men overging tot de overweging van Art. 16, stelde de Actuarius voor, gesecondeerd door den Ouderling Le Sueur—" dat deze Vergadering met dank aanneme het gevoelen van Zijne Excellentie, vervat in het slot van hoogstdeszelfs brief van 17 Januarij 1840 (waarvan gewag wordt gemaakt in het rapport van de Commissie van Revisie), en dat gevoelen voor het hare overneme."

Dit voorstel werd door eene groote meerderheid aangenomen.

In de minderheid waren Di. Spijker, Heyns, Scholtz, H. Moorrees, en de Ouderling Smuts.

Terwijl men bezig was over Art. 16 te delibereren, staakte de Hoog-Eerw. Præses de verdere discussien, daar de tijd toen was verstreken door Zijne Excellentie bepaald, om de deputatie op gisteren benoemd, te ontvangen.

De deputatie, na een lang tijdsverloop, van hare opwachting bij Zijne Excellentie

noem die **Nederduitsche Hervormde Kerk in Zuid-Afrika** en dat dit die amptelike naam van die Kaapse Kerk gebly het tot met die Algemene Kerkvergadering van 1842 toe die naam „Hervormde" deur die hoogste gesag van die Kaapse Kerk op 5 November verander is na „Gereformeerde" en dat die Kaapse Kerk van toe of aan amptelik bekend gestaan het as die **Nederduitsche Gereformeerde Kerk,** terwyl „Sinode" die term „Algemene Kerkvergadering" vervang het.

De Leeraar en Opzieners der Hervormde
Christelyke Gemeente te Graaff Reinet getui-
gen by deze aan de Eerwaarde Broeders
en Opzieners der Gemeente te [illegible]
dat Elisabeth Jacoba Pretorius blykens
het Lidmaaten Register hunner gemeente
Lidmaat is der Hervormde Christelyke
Kerk, Zynde alhier aangenomen by
Belydenis des Geloofs den 3 Aug 1837
en Gemelde E. J. Pretorius verzogt hebbende
om een kerkelyk getuigschrift hetzelve
na eene driemalige afkondiging in de
Kerk aan haar is toegestaan en bydeze
verleend wordt, ten einde [illegible]
Kerkelyk Opzicht aangenomen en
tot de Gemeenschap des Heiligen
Avondmaals toegelaten te worden

Gegeven te Graaff Reinet den 29 April 1838

Uit naam des Eerwaarden Kerkenraads

A. Murray V.D.M.

Attestaat op 29-4-1838 uitgereik aan Elisabeth Jacoba Pretorius, lidmaat van die „Hervormde Christelyke Gemeente (Kerk) te Graaff-Reinet" deur ds. A. Murray sr., wat die lidmate van die Hervormde Kerk in Transvaal in 1848 besoek het.

En ten einde het Gouvernement eene meerdere zekerheid zou kunnen hebben, dat alle de vorenstaande ordres, of die na dezen nog daar mogten worden bygevoegd, op eenen regelmatigen voet binnen deze Volkplanting worden naargekomen, zal eene proeve genoomen worden, of het uitvoerlyk en dienstig zy om ten minsten alle twee Jaaren in de maanden October of November voor de Hervormde Gemeenten dezer Volkplanting, binnen deze Hoofdplaats te houden eene algemeene KERK-VERGADERING, saamgesteld uit:

Twee Predikanten en twee Ouderlingen der Hoofdplaats, en

De Predikanten en een Ouderling uit elke Gemeente van de Buiten-Districten.

By welke Vergadering telkens, door benoeming van den Gouverneur in der tyd, zullen moeten gevoegd worden twee Commissarissen Politicq, om daar by het Gouvernement dezer Volkplanting te representeeren.

By vacature, ziekte of andere wettige verhinderingen van een Predikant of der fungeerende Ouderlingen, mag elke Kerkenraad ten platten-Lande zich daar by ook laten vertegenwoordigen door een of twee der Diakenen, of ook door een of twee onbesprookene Ledemaaten der Gemeente, die te vooren Leden van den Kerkenraad geweest zyn.

In November 1842 was die eintlike Groot Trek reeds agter die rug en het die lidmate van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk wat by die trekbeweging aangesluit het, hul attestate en bewyse van lidmaatskap saam met hulle geneem en sodoende ook die Kerk van hul vaders saam met hulle geneem en buite die grense van die Britsbeheerde Kaapkolonie as die Transoranjese of Transgariepse Nederduitsch Hervormde Kerk voortgesit.

Waar die Voortrekkers in die eerste plek staatkundig vry wou wees ten opsigte van die Kaapse Britse owerheid was dit vanselfsprekend dat hulle ook kerklik vry wou wees en onder geen omstandighede wou ressorteer onder die gesag van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk, tot 1842, en van die Sinode van die Nederduitsch Gereformeerde Kerk na die naamsverandering van 5 November 1842. Die Voortrekkerkerklidmate het geredeneer dat die Kaapse predikante betaalde Britse amptenare was en dat die Britse owerheid van die Kaap, naas die feit dat die predikant „in the pay of the British", was, ook nog op ander maniere seggenskap in die interne bestuur van die Kerk uitgeoefen het. Daarom wou hulle ten alle koste los en vry wees van die gesag van die Algemene Kerkvergadering en Sinode van die Kaapse Nederduitsch Hervormde en Nederduitsch Gereformeerde Kerk en nie alleen staatkundig vry lewe nie maar bo alles ook kerklik vry. Dit was per slot van sake ook die wese van die strydvraag. Dit het vir hulle nie in die eerste plek gegaan om die naam van die Kaapse en die Voortrekkerkerk nie maar om die selfstandigheid van hul Kerk teenoor die Kaapse Kerk. Die terme Voortrekkerkerk, Gereformeerde Kerk, Hollandse Kerk, Transvaalse Kerk en watter ander name hulle ook al gebruik het om hul eie, selfstandige, Hollandse Kerk mee aan te dui, het net een ding vir hulle beteken en geïmpliseer en dit was dat hul eie Kerk in geen gesagsverhouding tot die Kaapse Kerk gestaan het nie maar volkome onafhanklik, los en vry van die gesag van die hoogste bestuursliggaam van die Kaapse Kerk, waaronder hulle nie meer wou ressorteer nie.

Die verwydering wat daar vanaf die aanvang van die Groot Trek tussen die Kaapse en die Voortrekkerkerk ontstaan en algaande verder uitgebrei het, was gedeeltelik te wyte aan die veroordelende houding wat die Kaapse predikante, oorwegend van Skotse/Engelse afkoms, teenoor die Groot Trek ingeneem het; aan die feit dat nie een enkele predikant van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk die Voortrekkers wou vergesel nie en geen enkele Kaapse predikant, in weerwil van ernstige smeekbedes, 'n beroep na die Voortrekkerkerk wou aanvaar nie.

Links: Art. 46 van die „Provisionele Kerkenorde voor de Bataafsche Volkplanting aan de Kaap de Goede Hoop", wat in 1804 deur kommissaris-generaal J. A. de Mist opgestel en uitgevaardig is. Dit was 'n reglement van wette en bepalinge vir die behoorlike bestuur van die (Nederduitsch) Hervormde Kerk aan die Kaap en bly van krag tot 1843 toe dit deur die „Kerk-Ordonnantie" vervang is.

BESLUITEN

VAN DE

DERDE ALGEMEENE KERK-VERGADERING

DER

**Nederduitsche Hervormde Kerk,**

*In Zuid-Afrika,*

Gehouden binnen de Kaapstad, op den 3den November 1829,
en volgende Dagen.

KAAP DE GOEDE HOOP:
GEDRUKT TER GOUVERNEMENTS DRUKKERY.

1831.

Aangesien die Hervormde lidmate wat aan die Groot Trek deelgeneem het, net een Hollandse Kerk in hul geboorteland geken het, wat dieselfde Kerk was waaraan hul voorvaders reeds vir geslagte lank behoort het, is dit opmerklik dat die woordvoerders, sowel as die gewone lidmate, in die loop van die tyd afwisselend verskillende name gebruik het waarmee

hulle hul Kerk in die Voortrekkergemeenskap buite die grense van die Britsbeheerde Kaapkolonie aangedui het. Ons merk dit nie alleen op in die amptelike staatstukke, soos notules van die Volksraad en korrespondensie nie, maar ook in amptelike stukke van die Kerk sowel as in briewe deur gewone burgers van die Republieke en lidmate van die Kerk. Daar was in elk geval geen eenvormige gebruik sover dit die naam van die Voortrekkerkerk aangegaan het nie. Nie alleen in amptelike staatstukke nie maar ook in private geskrifte en gesprekke het dieselfde liggaam of persoon meer as een naam vir die een, bestaande en erkende Kerk in die gebied noord van die Oranjerivier gebruik.



TER

**HERINNERING,**

AAN DE

GODSDIENSTIGE PLEGTIGHEID,

BY HET LEGGEN VAN DEN HOEKSTEEN

DER NIEUWE

**Nederduitsche Hervormde Kerk,**

IN DE

*KAAPSTAD op den* 18 *APRIL*, 1833.

OP VERZOEK TE ZAMEN GEBRAGT,

DOOR

J. SUASSO DE LIMA.

GEDRUKT te KAAPSTAD,

*BY W. BRIDEKIRK, Gazette Kantoor, Kortemarktstraat.*

1833.

Hoeksteenlegging, Nederduitsche Hervormde Kerk, Kaapstad, 18-4-1833.
Die gebruik van die kerknaam in amptelike dokumente en inskripsies voor (en na) 1842 wat op hierdie bladsye afgedruk word, spreek vir hulleself.

Eerw. Erasmus Smit, swaer van die trekleier, Gert Maritz, wat as die leraar van die Trek aanvaar is en daarin 'n besondere plek ingeneem het, vanaf die aankoms van die trekgroepe in die gebied van Transoranje tot na die vestiging van die Voortrekkerrepubliek in Natal, kan as 'n tipiese voorbeeld beskou word sover dit die afwisselende gebruik van verskillende name vir die Kerk van die Groot Trek, geld. Eerw. Smit het oorspronklik as 'n sendeling in diens van die Londense Sendinggenootskap na Suid-Afrika gekom. Nadat hy 'n tydlank sendeling onder die Boesmans in die omgewing van die teenwoordige Colesberg was, het hy in die loop van die tyd in die Stellenbosche Gemeente as 'n sendeling en onderwyser in diens van die Suid-Afrikaanse Sendinggenootskap gewerk. In 'n brief wat ds. A. Faure namens die eerste Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van 1824 oor die bevoegdheid van eerw. Smit om die Sakramente te bedien, geskrywe het, sê hy dat eerw. Smit se ordening tot sendeling onder die heidene, waar hy die Sakrament van die Heilige Doop mag bedien, „hem, Br. Smit, in geenen deele geregtigd deeze Bondzegelen aan de **leeden van het Hervormd** of eenig ander **Genootschap,** noch aan hunne kinderen toe te dienen." Eerw. Smit het dus kennis gedra van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Kaap, het ook in 'n amptelike verhouding tot dié Kerk op 'n sekere stadium gestaan en moes hom ook buig voor die uitsprake van die Algemene Kerkver-





HERVORMDE KERK,

KAAPSTAD.



„Hervormde Kerk, Kaapstad", daterende uit die 19de eeu.

gadering. Hy het die amptelike naam van die Kerk in die Kaapkolonie geken, en tog verwys hy na die Kerk van die Voortrekkers, waarvan die lede van die strafekspedisie na Marico in 1837 lidmate, en hyself lidmaat en die enigste leraar, was, as „De Gereformeerde Kerk Reizende door Z.O. Africa", 'n „Kerk op Trek", 'n „Gereformeerde Reizende Kerkgemeente", en 'n „In de woestyn byeenverzamelde Gereformeerde Kerkgemeente". Van toe af word die name Nederduitsch Hervormde, Nederduitsch (Nederduitsche) Gereformeerde, Gereformeerde, Hollandsch Gereformeerde, Hollandsche Kerk en verskillende ander name vir die Voortrekkerkerk, afwisselend en deurmekaar gebruik. Per slot van sake was dit die een selfstandige Voortrekkerkerk, vry van die gesag van Britsbeheerde Kaapse owerheid en los en vry van die gesag van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk, vanaf die tydstip toe die emigrante die noordelike grens van die Kaapkolonie oorgesteek het. Die selfstandigheid van die Voortrekkerkerk is verder verseël toe dié Kerk op 11 Junie 1837 as die Staatskerk van die Voortrekkers met die „Christelike geloofsbelydenis, Katechismus en Liturgieën van die Nederduitsche Gereformeerde Kerk" aanvaar is.

Kollektelys wat hoof-komdt. A. H. Potgieter in November 1841 uitgestuur het aan, onder andere, „Leematen der Hervormde Kerken", waarin bydraes gevra word vir die bou van 'n kerkgebou op Potchefstroom, in 1851 ingewy.

Acte van Onderteekening van de Predikanten der Hervormde Kerk in Zuid Afrika.

Wy ondergeteekenden Predikanten der Hervormde Kerk van Zuid Afrika, verklaren in goeden gemoede, de leer, welke overeenkomstig Gods heilig woord, vervat is, in de formulieren van eenigheid der Nederlandsche Hervormde Kerk, hartelijk te omhelzen, beloovende dezelve overeenkomstig de bepalingen door de Synode der Hervormde Kerk van Zuid Afrika gemaakt, getrouw te onderleeren, & ons in alles overeenkomstig de Synodale wetten & verordeningen stiptelijk te zullen gedragen, ons onderwerpende aan het oordeel van het Synodaal Kerkbestuur, indien daartegen door ons mogt gehandeld worden. —

| | | |
|---|---|---|
| September 20 — 1834 | A. Faure | 23 Jan |
| November 19 1834. — | Robert Shand | 20 Jan |
| Augustus 31 1835 | A. Moorrees | 26 Jan |

Afgesien van enkele Hervormde lidmate wat in hul private hoedanigheid as jagters, voortvlugtiges, handelaars en reisigers tot in 1836 besoeke aan Marico afgelê het op grond waarvan gesê kan word dat die voorgeskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust selfs voor 1836 'n aanvang geneem het, begin die eintlike voorgeskiedenis van dié gemeente in Januarie 1837 toe lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk in 'n groot getal vir die eerste keer hul verskyning in Klein Marico gemaak het, en in November van dieselfde jaar, toe nog 'n groter getal burgers opgedaag en die Matabeles tot buitekant die noordelike grens van Marico verdrywe het. Die twee strafekspedisies was in werklikheid 'n „Nederduitsch Hervormde Kerk op Kommando." Lidmate wat aan daardie twee ekspedisies deelgeneem het, het hulle daarna in die Oorvaalse gebied gevestig, lidmate geword van die Potchefstroomse Gemeente — waaruit die Zeerustse Gemeente later ontstaan het — en vanaf die tweede helfte van die veertiger jare het sommige van hulle inwoners van Marico geword, sodoende ook lidmate geword van die Potchefstroomse Gemeente en uiteindelik vanaf 1871 lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust. Hervormde lidmate wat dus in 1837 as kommandolede kennis gemaak het met Marico, het dus in die jare daarna 'n aandeel gehad aan die opbou van die Potchefstroomse en mettertyd van die Zeerustse Nederduitsch Hervormde Gemeente.

Toe die eerste strafkommando onder aanvoering van Hendrik Potgieter en Gert Maritz die laer by Blesberg, naby Thaba'Nchu, vroeg in Januarie 1837 verlaat en deur die ontvolkte Wes-Transvaal in die rigting van Mosega, ongeveer 12 myl suid van die teenswoordige dorp Zeerust, beweeg het, was die ses en dertig-jarige Sarel Cilliers een van die bietjie meer as honderd blanke kommandolede. Op daardie stadium was hy reeds een van die erkende leiersfigure op kerklike en godsdienstige gebied. Hy het glo veral oor 'n gawe beskik om die mense op trek te troos en moed in te praat. In die Oujaarsdiens wat op 31 Desember 1836 in die laer van Potgieter en Maritz aan die Blesberg deur eerw. Erasmus Smit gelei is, het Cilliers afgesluit met 'n „stichtelik gebed en dankzegging tot God, voor al 't heil in 't afgeloopen jaar aan ons allen bewezen." In die sanguur wat eerw. Smit die volgende dag, Sondag 1 Januarie, voor 'n aansienlike gemeente in die veldtent van Barend Liebenberg gehou het, het Cilliers 'n treffende „nagebed" gedoen.

Op Maandag 2 Januarie, het die Potgieter-kommando Blesberg verlaat. Daardie aand is 'n biduur vir die kommando van Potgieter gehou sowel as vir Maritz se kommando, saam met wie Cilliers die volgende dag sou

Links: „Acte van Ondertekening van de Predikanten der Hervormde Kerk in Zuid-Afrika", 1834.



Sarel Cilliers, die bekende diaken en ouderling tydens en na die Groot Trek.

vertrek. Die „tussengebed" is deur Cilliers gedoen. Elke Woensdagaand, vanaf 11 Januarie, is 'n weeklikse biduur gehou met die doel om vir die veiligheid en sukses van die kommando te bid, „om zegen en voorspoed voor de uitgetrokken kommando in de stryd", soos eerw. Smit dit gestel het.

Dit is baie waarskynlik dat daar elke aand tydens die trek van die kommando die een of ander godsdienstige plegtigheid plaasgevind het en

dat Sarel Cilliers saands in smeekgebede die seën van God op hul veldtog afgesmeek het, veral die aand van 16 Januarie 1837 voor of nadat die kommando enkele myle suidwes van Antjieskop vir oulaas krygsraad gehou het. Na die veldslag van Mosega op 17 Januarie het die uitgeputte kommando nog dieselfde middag die lang terugreis aanvaar.

In 'n verklaring wat oud-komdt. Gert Kruger, oom van Paul Kruger, op 13 Januarie 1871 afgelê het, vertel hy hoe die kommando die Matabeles „by het oog van Klein Marico" aangetref het, daar met hulle slaags was, 'n klein aantal van hul gesteelde vee teruggekry het en dan voeg hy by: „vanwaar de commando ook den Hr. Lindley uitbrachten op Zyn Lindleys verzoek omdat hy zyn leven niet veilig achte daar hy tracht Moselikatsi tot vrede over te halen . . . "

Daardie aand was dit die eerste keer dat die dankgebede en Hollandse psalms en gesange uit meer as honderd Voortrekkerkele in die gebied suidoos van Klein Marico weerklink het. Afgesien van die feit dat 'n groot aantal Hervormde lidmate vir die eerste keer in die geskiedenis hul verskyning in Klein Marico gemaak het, sou die vertrek van ds. en mev. Lindley in geselskap van die kommando, 'n nuwe koers in hul lewe gee en die weg berei dat ds. Lindley vanaf 1840 'n belangrike rol as die eerste geordende predikant van die Voortrekkerkerk sou speel.



*Generaal Hendrik Potgieter.*

Daar bestaan geen tekening wat tydens die lewe van hoofkomdt. Andries Hendrik Potgieter van hom gemaak is nie. Die kunstenaar R. Shapshak het hierdie tekening jare gelede vir die boek van Potgieter en Theunissen oor die groot Voortrekkerleier gemaak.

H. Potgieter





Foto van die terrein waar die Slag van Mosega op 17 Januarie 1837 gedeeltelik plaasgevind het; in 1938 afgedruk in die „Gedenkboek van die Ossewaens op die Pad van Suid-Afrika". Die twee inlasfoto's is van komdt. Jan Viljoen en mev. O. J. Oosthuizen. Sy en haar man, Ockert Oosthuizen, was in 1848 saam met Jan Viljoen en Hans Terblanche onder die eerste Voortrekkers wat hulle in Klein-Marico gaan vestig het.

Later het Cilliers onder andere die volgende oor die veldtog geskrywe: „En de nood drong ons dat wy met 107 man het ondernam om tegen de magtige vyand op te trekken, en onzen God gaf hem in ons handen dat wy hem een groot nederlaag gaf . . . niet een van ons gemis . . ."

In Augustus 1837 het twee Engelse in Natal opgedaag, afkomstig van Thaba 'Nchu, en vertel dat „at the time of their leaving (kort vantevore) the Boers were making preparations to attack Moselekatsi a second time. The Boers declared that it was their purpose to drive Moselekatsi out of his country and occupy it themselves."

Aanvanklik was daar sprake dat die tweede strafekspedisie reeds in Junie 1837 sou plaasvind, maar sake het daarna só verloop dat die uiters belangrike tweede veldtog teen die Matabeles in Oktober en November van daardie jaar plaasgevind het, hierdie keer onder aanvoering van Hendrik Potgieter en Piet Uys. Die ongeveer 330 burgers, wat tot by Hartbeesfontein in die teenswoordige Klerksdorpdistrik deur Andries Pretorius, die latere Kommandantgeneraal vergesel is, het op 1 November 1837 by Malmani, ten suide van Mosega, geslaap, op 2 November op Kameeldoorn, digby die teenswoordige dorp Zeerust, en op Vrydagaand 3 November, nadat hulle deur Kleinmaricospoort getrek het, tussen Nooitgedacht en die Rooisloot, wat vanaf Enselsberg oor Schuinsdrift in

die Groot Maricorivier loop. Aan die oewers van die Rooisloot, verskuil onder die doringbome en binne bereik van Mezegstat aan die noordekant van Enselsberg — waar die Hurutshe vir geslagte lank hul hoofsetel gehad het — het komdt. Potgieter vir die nag laat afsaal. Na 'n belangrike krygsraadsvergadering — net soos voor Antjieskop op 16 Januarie 1837 — is 'n godsdienstige samekoms gehou waar Sarel Cilliers die smeekgebed om beskerming in die stryd en om seën en sukses gedoen het.

Op 'n gedeelte van die plaas Doornrivier, nie baie ver van die laerplek aan die Rooisloot nie, het in later jare die heer J. C. (Oom Hansie Meerkat) Coetzee, die bekende ouderling van die Hervormde Gemeente, gewoon. Van uit sy woonplaas het hierdie merkwaardige, patriargale figuur sy geseënde arbeid as een van die leidende ouderlinge van sy gemeente verrig.

Die Marico-veldtog onder aanvoering van Potgieter en Uys was in baie opsigte ewe belangrik as dié een teen Dingaan in Desember 1838. Ook op hierdie veldtog het Sarel Cilliers — wat intussen op 8 Februarie 1837 by Blesberg deur die burgers as een van die eerste diakens van die Voortrekkerkerk gekies is — saands godsdiens gehou. Moontlik het hy dieselfde gedagtes uitgespreek as wat hy voor die Slag van Vegkop in 1836 as volg geformuleer het:

„Toen roept ik alle byeen, doe een kort aanspraak daartoe strekkende, dat wy een Heilige God, die een Almag bekleed, in hemel en op aarde, en dat wy ons zamen, voor hem moeten verootmoedigen in onze gebed tot hem, in zyne hemel, en dat alle in hun hart met myn moeten bidden en wy knielen allen samen . . . en ik bad tot God, dat hy in grondelosen genade toch op ons in deze grooten nood, moeten zien, en als het in zyn raad bestaan kan, dat hy ons niet verlaten moet, en dat hy ons moet sterke, om onze vyand tegenstand te bieden, en zoo voort . . . "

Hierdie tweede veldtog teen Silkaats was in sekere opsigte 'n vooraf-skaduwing van die veldtog teen Dingaan in Desember 1838, 'n soort kleedrepetisie vir die groot en beslissende botsing wat binne afsienbare tyd in Natal sou plaasvind. Dieselfde gedagtes het baie waarskynlik ook by Sarel Cilliers en sy 330 kommandolede in Marico opgekom as by die 400 burgers wat teen Dingaan opgetrek het:

„Daar trok wy mede uit onder groot bezwaar met zoo een klyne getal, tegen zoo een magtige Volk als Dingaan was, wy zagt het, en als de Goede God niet met ons zoude gaan, dat wy weinig hoop van Overwinning, zag ik naar vermogen om alles duidelyk te maken hoe wy als Bidders moeten worden om het van de Heere af te smeken, dat hy met ons in de banier moeten gaan, zoo als met Mozes, en met Joshua. Ik stelde het hun voor als de Heere niet met ons was dan gewis zal wy het verloren . . . "



Silkaatskop in die Marico-bosveld, ongeveer 40 myl noord van Groot Marico-dorp, waar die kommando onder aanvoering van Potgieter en Uys die mag van Moselekatse in November 1837 heeltemal verbreek en die Matabeles noordwaarts verdrywe het. Op die onderste afbeelding sien ons hoe die Slag van Kapain by Silkaatskop op een van die historiese friese in die Voortrekkermonument voorgestel word.



Komdt.-genl. Andries Pretorius en Sarel Cilliers het 'n jaar daarna algaande gedagtes gewissel oor die aflegging van 'n gelofte, wat dan op 7 Desember 1838 by Danskraal afgelê is. Die verskil tussen die tweede Marico-veldtog onder aanvoering van Potgieter en Uys teen Moselekatse en die Natal-veldtog teen Dingaan onder aanvoering van Pretorius, was dat daar in 1837 geen formele gelofte in Marico afgelê is nie. Dit kon egter ook in Marico gebeur het aangesien die omstandighede daarvoor in November 1837 ook gunstig was en Sarel Cilliers, een van die leiersfigure by albei strafkommando's, aanwesig was en vanweë sy kerklike amp 'n belangrike rol gespeel het. Ofskoon daar op daardie tweede veldtog teen Moselekatse geen formele gelofte afgelê is nie en daar ook geen gegewens op skrif bestaan of die aflegging van 'n gelofte in Marico ooit oorweeg was, het dieselfde gevoel van kinderlike afhanklikheid aan God by die kommandolede bestaan en is daar onder leiding van Cilliers elke aand ernstig tot God om hulp en bystand teen die gedugte vyand gebid.



Die gedenkteken op Mosega wat tegelykertyd die Slag van Mosega (17-1-1837) en die Voortrekkereeufees van 1938 in herinnering roep, en op 22 November 1938 onthul is. Op die foto verskyn van links na regs: Ds. J. F. van Wyk, trekleier M. C. (Oom Tinie) van Schoor, genl. L. A. S. Lemmer, mev. J. C. Lemmer (wat 'n krans gelê het), en die 88-jarige J. Oosthuizen, destyds die oudste inwoner van Marico en die eerste kind wat in Marico gedoop is. Die oue heer Oosthuizen het die mnoument onthul.

Op Sondagmôre, 12 November 1837, het die laaste skermutselings van die Negedaagse Slag teen Moselekatse by Lotteringskop plaasgevind. Oud-kommandant Gert Kruger verwys in sy aangehaalde verklaring net in een sin na hierdie beslissende geveg: „Wy achter haalden hen aan de Onderste Poort van Marico in het Boschveldt (waarheen Moselekatse betyds die duisende gesteelde vee van die Boere gejaag het), alwaar wy hen overwonnen . . .” Daardie Sondagaand kon die burgers vanaf die rante vanwaar Derdepoort gesien kan word en waarlangs die oorwonne en gedemoraliseerde Matabeles besig was om noordwaarts te vlug, 'n dankdiens onder leiding van Sarel Cilliers hou. Oor die veldtog en die geveg het Cilliers later as volg geskrywe:

„Daarna gingen wy andermaal met 330 man tegen hen op, deze keer gaf de Heer onzen God, hem weder in onze handen, dat wy hem ten onderbragten . . . ”

Opmerklik is hul onwrikbare godsvertroue, hul erkentlikheid teenoor God in tye van uitredding en oorwinning en al die eer en dank wat hulle telkens aan God vir Sy hulp en bystand gebring het. Weereens het dankgebede opgestyg en stemme uit honderde Voortrekkerkele God met psalms en gesange vir die groot oorwinning verheerlik. Dankgebede en godgewyde gesang het tussen Januarie en November 1837 die gebied van Marico van suid na noord omspan en op hierdie vaste fondament van geloofsvertroue en kinderlike afhanklikheid aan God sou die latere intrekkers vanaf die tweede helfte van die veertiger jare — wat ook 'n aantal strafkommandolede onder hul geledere sou tel — hul staatkundige en kerklike gemeenskap vestig en verder opbou.

Na die Negedaagse Slag het komdt. Potgieter 'n proklamasie uitgevaardig waarin hy as skadeloosstelling vir die swaar verliese wat die emigrante in lewens en goedere gely het, besit neem van al die grondgebied waaroor Moselekatse tot op daardie stadium aanspraak gemaak het en wat hy ten tye van die proklamasie ontruim het. Die proklamasie is uitgevaardig kragtens die regte van 'n oorwinnaar in 'n regverdige saak. Die Marico-gebied was by hierdie verowerde gebied ingesluit. In hierdie verband het oud-kommandant Kruger die volgende gesê: „Het werd toen na die finale oorwinning by Derdepoort besloten om het land van Moselekatse als veroverd in bezit te nemen, als en voor schade en moorden aan de Emigranten aangedaan . . .”

Deur die verowering van hierdie strategies en ekonomiese belangrike gebied — „benoorden de Vaalrivier, langs Vaalrivier af tot aan Langberg, vandaar langs de Dorsland tot aan Zoutpansberg en van daar tot aan Drakensberg in Sinkogella's land (Sinkogella's Berg)”, volgens Kruger — was Wes-Transvaal vir die blanke beskawing verseker.

'n Hele aantal van die burgers wat die twee veldtogte van 1837 meegemaak en met die skilderagtig geleë en vrugbare streek kennis gemaak het, onder andere die Oosthuizens, het hulle in later jare in die Marico-distrik as veeboere en landbouers gaan vestig en hul deel bygedra tot die opbou van die Zuid-Afrikaansche Republiek, Marico-distrik, Zeerust-dorp en die Nederduitsch Hervormde Gemeentes van Potchefstroom — waaronder hulle aanvanklik tot in 1871 geressorteer het — en Zeerust.



Gedenktekens op Zeerust ter ere van die groot Voortrekkerleier wat in 1837 Wes-Transvaal vir die blanke beskawing verseker het. Die Potgieterborsbeeld is in 1967 by geleentheid van die dorp se eeufeesviering deur die plaaslike Rapportryerskorps opgerig. Die sierlike gedenknaald ter ere van Andries Hendrik Potgieter is reeds vroeër opgerig. Die nuwe Stadsaal verskyn in die agtergrond. Mnr. Piet Vosser het die foto voorsien.

## 6. **DIE ENGELSE SENDELINGE OP MOSEGA,** 1839-1841.

In 'n bespreking van die omstandighede en oorwegings wat die Amerikaanse sendelinge op 17 Januarie 1837 laat besluit het om die sendingstasie op Mosega te ontruim, het ds. Lindley in Mei 1837 geskrywe dat daar geen waarskynlikheid bestaan het dat hul sendingveld op Mosega weer opnuut bevolk sou word nie aangesien die inboorlinge 'n bygelowige vrees gekoester het vir plekke waar 'n ramp hulle oorval het en dat hulle nooit na 'n woonplek, waar die huise — soos op 17 Januarie op Mosega — aan die brand gesteek is, terugkeer nie. Dit was blykbaar ook werklik die geval op Mosega na die ontruiming van die sendingstasie. Daar bestaan, sover ek weet, geen inligting ten opsigte van die terugkeer van individuele of groepe Matabeles na die Mosega-gebied ná die Slag van Mosega in Januarie 1837. Daarenteen het lede van die Hurutshe-stam in die verstrooiing destyds hul begeerte uitgespreek, en Griekwas hul voorneme te kenne gegee, om hulle in die vrugbare Mosega-kom te gaan vestig.

Terwyl ds. Lindley tussen Junie 1838 en Junie 1839 in Port Elizabeth en omstreke — veral op die sendingstasie by Bethelsdorp — vertoef het, na die ontruiming van Natal tydens die vyandelikhede tussen Dingaan en die Boere, het hy in November 1838 'n brief van eerw. Edwards van Kuruman ontvang. Daarin het Edwards aan Lindley meegedeel dat Moselekatse na die noordooste gevlug het en dat „numbers of people have again collected at Mosika." Aangesien dit nie Matabeles kon en sou gewees het wat na Mosega teruggekeer het nie, was dit vermoedelik lede van die Hurutshe-stam wat in 1832 vandaar deur die Matabeles verdrywe is. Die teenwoordigheid van „numbers of people" op Mosega in Oktober 1838 was egter die aanleiding daartoe dat eerw. Edwards in sy brief die hoop uitgespreek het dat ds. Lindley weer na Mosega sou terugkeer. Wat die reaksie van ds. Lindley op die brief van Edwards was, is egter nie bekend nie.

### Eerww. Francis Owen en Wallace Hewetson op Mosega.

Dit is 'n minder bekende gebeurtenis dat die Engelse sendeling, Francis Owen, wat ten tye van die moord op Piet Retief en sy sewentig burgers, digby die hoofsetel van Dingaan gewoon, die droewige gebeurtenis in sy Dagboek beskrywe en hom kort daarna as leraar aan die Voortrekkers beskikbaar gestel het, hom in 1839 in die geselskap van die lekeprediker, Wallace Hewetson, na Mosega begewe het met die doel om 'n derde poging aan te wend vir die totstandbrenging van 'n sendingstasie op Mosega. Dié poging, net soos die vorige twee pogings deur die Franse en Amerikaanse sendelinge in die dertiger jare, sou ook misluk.

Nadat kapt. Allen F. Gardiner in 1835 van Dingaan toestemming gekry het dat sendelinge in sy gebied geplaas kon word, het hy daarna tydens 'n besoek aan Engeland bewerkstellig dat die Church Missionary Society van die Anglikaanse Kerk verantwoordelikheid aanvaar het vir die uitstuur van 'n sendeling na Natal. Die keuse het geval op Francis Owen, 'n hulpprediker en 'n gegradueerde van die Universiteit van Cambridge. Vergesel

van sy vrou, sy suster en 'n bediende, Jane Williams, het hy Engeland op 24 Desember 1836 verlaat en Port Natal via Kaapstad in Mei 1837 bereik. Na 'n lang oponthoud en verskillende vertoë deur Gardiner en Owen, het Dingaan uiteindelik toestemming verleen dat Owen en sy gevolg hulle in 'n hut digby sy hoofsetel kon vestig waar sy vernaamste taak was om as briefskrywer vir Dingaan op te tree. Met sendingwerk het hy egter voor geslote deure te staan gekom en kon hy geen vordering maak nie. Die moord op Piet Retief en sy burgers op 6 Februarie 1838 het hy belewe en in sy Dagboek beskrywe. Twee weke daarna het hy en sy familie na Port Natal verhuis waar hulle 'n tydlank op 'n onbewoonde eiland in die baai gewoon het.

Dit was in hierdie tyd, ongeveer Maart 1838, dat hy aan die Voortrekkers te kenne gegee het dat hy geneë was om as leraar onder hulle te werk. In 'n brief wat een van die Amerikaanse sendelinge op 3 April 1838 vanaf Port Elizabeth aan een van sy kollegas geskrywe het, verwys hy na Owen en Hewetson, sy assistent, wat kort vantevore met die skip **Mary** in Port Natal aangekom het en dat hulle voorlopig in Natal bly. Dan vervolg hy: „He . . . Brother O . . . has offered himself to the Boers, but no one believes they will accept him." Twee jaar later sou ds. Lindley egter vir die Boere volkome aanvaarbaar as leraar wees.

Op 11 Mei 1838 het Owen en sy gevolg met die **Comet** vertrek, en nadat die skip 'n draai by Delagoabaai gaan maak het, het hulle hulle voorlopig in Port Elizabeth en omstreke gevestig.

Terwyl dr. Adams en ds. Lindley in Maart 1839 in Grahamstad op besoek was, het hulle Owen daar ontmoet en blykbaar is 'n gesprek gevoer oor 'n geskikte terrein vir 'n sendingstasie wat Owen en Hewetson, sy assistent, êrens in Suid-Afrika wou oprig. Toe het ds. Lindley Mosega, waar hyself vir 'n rukkie werksaam was en noodgedwonge moes verlaat, as 'n geskikte terrein vir 'n sendingstasie aan die hand gedoen. Reeds die vorige Oktober het eerw. Edwards in 'n brief teenoor ds. Lindley die hoop uitgespreek dat hy weer na Mosega sou terugkeer en sy werk daar hervat. Ds. Lindley het egter blykbaar nie belanggestel om na Mosega terug te keer nie, het 'n paar maande later na Natal teruggekeer en sodoende het hy nie in die weg gestaan van Owen of wie ook al om die sendingstasie op Mosega weer op te rig nie. In 'n brief wat Owen daarna vanaf Grahamstad op 19 April geskrywe het, verwys hy na Lindley se opmerkings oor die gesonde klimaat, vrugbaarheid en waterrykheid van Mosega. Ongeveer dieselfde tyd het Owen in Grahamstad ook kennis gemaak met eerw. Lemue van Motito, wat in 1832 op Mosega onder die Hurutshe werksaam was en hom blykbaar goed ingelig oor die moontlikhede van 'n sendingstasie in die gebied waarheen lede van die Hurutshe-stam vanaf 1838 besig was om terug te keer. Goed ingelig deur twee sendelinge wat betrokke was in die vroeëre pogings van die Franse en die Amerikaners, het eerw. Owen omstreeks April 1839 besluit dat hy en Hewetson so gou moontlik 'n sendingstasie op Mosega sou gaan stig.

In Mei het eerw. Owen eers 'n besoek aan Kaapstad gebring waar hy eerw. Wright van Griekwastad ontmoet en hy hom meegedeel het dat „the Boers intended to settle in Moselikatze's country, which they claimed by right of conquest, and that the expelled Bakurutsi (só geskrywe) who were then settled on the Hart River under the protection of the Griqua chief Waterboer — a respectable Hottentot gentleman — and the Bechuana chief Mahura would fear to return to Mosega." Wright het hom ook vertel van 'n groot konvooi Boerewaens wat op pad was na die Oranjerivier.

Op 17 Julie 1839 het eerw. Edwards vanaf Kuruman geskrywe dat die Griekwas van Griekwastad hulle gereed gemaak het om die fonteine en die landstreek in die omgewing van Mosega te ondersoek met die oog daarop om hulle daar te gaan vestig sodra Waterboer vanaf sy besoek aan Kaapstad teruggekeer het. Wright het sy bekommernis uitgespreek oor die moontlikheid dat die Griekwas die gebied rondom Mosega in besit sou neem en dan van daaruit oor die inboorlingstamme van die binneland sou hiet en gebied.

In die lig van die verwarrende en onsekere toestand wat in Natal geheers het en die moontlikhede wat Mosega in die eerste helfte van 1839 as 'n sendingstasie gebied het, het eerw. Owen, vergesel van sy vrou en suster, eerw. Wallace Hewetson, wat in 1838 deur die Church Missionary Society na Natal gestuur is, en 'n sekere Philips, op 8 Augustus 1839 vanaf Grahamstad vertrek met Mosega as bestemming. Daarna word die naam van Philips egter nooit weer genoem nie.

Op 30 September het die geselskap die Vaalrivier bereik en Owen maak in sy Dagboek melding van die ontmoeting van 'n „trading and hunting expedition returning to the South with a wagon laden with hides," en hy sê dat die inligting wat hulle verder ontvang het glad nie bemoedigend was nie. **„There were no people residing at Mosega,** so they said, **though there were a few poor Bahurutsi in the distant mountains;** the country round about Mosega was fine and well wooded, but the road to it was waterless, very difficult and infested by lions."

Briewe wat Owen op 2 Oktober op Campbell van eerw. Lemue en Edwards ontvang het, het hom laat besluit om nie by Griekwastad aan te gaan nie, maar wel oor Campbell na Danielskuil en vandaar na Kuruman, waar eerw. Edwards die geselskap op 8 Oktober ontvang het. Daar het hulle oorgebly tot 22 Oktober toe hulle hul lang reis na Mosega in 'n noordoostelike rigting voortgesit het. Intussen het Hewetson in 'n oostelike rigting vertrek op soek na „Emigrant Boers" met die oog op die aankoop van voedsel en vee.

Op Motito is hulle op 24 Oktober ontvang deur eerw. Lemue en vandaar het hulle voortgereis na Taungs om Mahura te gaan groet. Vir November was daar geen inskrywings in Owen se Dagboek nie.

Die geselskap het vroeg in Desember Mosega bereik en by hul aankoms het dit spoedig geblyk dat die berigte oor die ontvolking van die gebied waar was. Hulle het tente opgeslaan en voorbereidings getref vir die

oprigting van 'n woning van meer permanente aard. Dit sou 'n hut wees wat soos dié van die Betsjoeanas gelyk het. Dit blyk toe dat daar wel 'n klein aantal inboorlinge in die omgewing woonagtig was. Owen het hulle oorgehaal om pale te kap en dit aan te dra en om 'n stuk grond gereed te kry vir die saai van graan. Hy het ook dadelik probeer om hulle te oorreed om onderrig te ontvang; ook het hy begin om 'n studie van Setswana te maak — blykbaar die taal van die klompie naturelle wat hy by Mosega aangetref het — en hy het so goed gevorder dat hy probeer het om die kategismusboek in dié taal te vertaal. Hy het ook besluit om Mosega sy hoofverblyfplek te maak en dan van daaruit ander omliggende plekke te besoek. Owen het die eerste geleentheid wat hy kon benut, gebruik om 'n besoek aan die Kwena-gebied te maak. Onderweg na Bobi het hy Mokgatla en ander Hurutshe-hoofmanne ontmoet „and learnt from them that they stood in awe of the Boers. They refused to return to Mosega unless the Boers were previously consulted and their permission gained. They (the Chiefs) asked Mr. Owen to write to them and obtain their sanction, and in the event of a favourable answer they would congregate again at Mosega. But if unfavourable they asked Mr. Owen to go to them on the Hart River." Die bron waaruit hierdie inligting verkry is, meld dat Owen nie die brief geskrywe het nie. Dit mag wees dat die brief wat eerw. Hewetson op 18 November 1840 aan die Natalse Volksraad gerig het en op 2 Februarie 1841 deur dié liggaam in behandeling geneem is, geskrywe is in uitvoering van die versoek aan Owen, of anders mag dit 'n nuwe versoek gewees het wat aan eerw. Hewetson op 'n latere stadium gerig is.

Owen het sy reis verder voortgesit en op 25 Desember verneem van 'n aanval wat Dingaan op die Hurutshe gemaak het. Op 28 Desember was hy weer terug op Mosega. Op daardie stadium het hongersnood hulle in die gesig gestaar. Hewetson was toe reeds nege weke weg en het nog steeds nie sy verskyning met voedselvoorrade en slagvee gemaak nie. Hy het uiteindelik eers op 9 Januarie 1840 opgedaag. Hy het 'n trop skape en 'n aantal melkkoeie gekoop maar het met die terugreis gevoelige verliese gely.

In die loop van Januarie het die werkvolk en die tolk gedros. Terwyl Hewetson te kenne gegee het dat hy na Engeland wou teruggaan, het Owen verkies om in Mosega te bly en daar 'n gemeente te vergader. Hy is vir daardie doel weer na Taungs en die Hartsrivier waar hy besoek afgelê het by Mokgatla, Mahura, Moilue en Mokalue en hulle probeer oorreed het om na Mosega te verskuiwe. „They were, however," skrywe Owen, „too contented to remain where they were. ‚You can move a cattle kraal', they said, ‚but not a whole tribe.' Sonder dat hy daarin geslaag het om in die loop van tien weke vir hom 'n gemeente te vergader, het Owen na Mosega teruggekeer, waar hy op 3 April 1840 aangekom het.

Op 2 Mei was die eerste woonhuis gereed en kon Owen sy intrek daarin neem. Vermoedelik het die huis net uit een kamer bestaan. Die dik kleimure sou wind en reën kon uithou, die keëlvormige dak is netjies

met gras gedek en ondersteun deur 'n paal in die middel van die hut. Die deur was so gemaak dat dit vir die bewoners nie nodig was om gebukkend die huis binne te gaan nie. 'n Venster en 'n skoorsteen het egter ontbreek. In die loop van hul verblyf is 'n tweede hut vir eerw. Hewetson en sy vrou voltooi.

In die loop van Mei, Junie en Julie was Owen weer 'n keer na Kuruman, Taungs en die Hartsrivier, waar hy blykbaar baie welkom was. Op daardie stadium was hy reeds in staat om uit die vuis uit in Setswana te preek en te bid en 'n tolk was dus nie meer nodig nie. Op Mosega was daar egter nog geen gemeente nie.

Op 20 September 1840 het hy 'n brief ontvang van die Church Missionary Society wat reeds in Januarie in Engeland geskrywe was en waarin hulle kennis gegee het dat die sendingwerk wat die organisasie in Suid-Afrika bedryf het, opgegee word. Groot uitgawes en geen resultate het tot dié besluit gelei. Owen het dadelik begin voorbereidings tref vir hul vertrek uit Mosega. Tien dae nadat die brief uit Londen aangekom het, was al die aardse besittings van eerw., mev, en mej. Owen op drie waens gelaai en het hulle hul nuwe hut, toe leeg en verlate, vaarwel toegeroep. Hewetson sou nie dadelik kon vertrek nie en moes nog vir 'n tydlank op Mosega agterbly. Daar was nie genoeg trekosse om hom en sy gesin ook saam te neem nie en omdat die koringoes belowend gelyk het, is besluit dat hy op Mosega sou bly totdat die koring ryp was en afgeoes kon word. Dit sou sy taak wees. Op daardie stadium was dit die eerste keer dat daar 'n verwysing was na Hewetson en „his family". Andersins word ook nooit melding gemaak nie van Robert Philips, 'n mediese dokter en sy vrou.

Eerw. en mev. Owen en hul suster het Mosega op 30 September verlaat en twee weke later op Kuruman aangekom. Daar het hulle vyf maande vertoef en eers op 18 Maart 1841 daarvandaan vertrek. Dit was veral reën en 'n ongeluk wat mej. Owen oorgekom het, wat veroorsaak het dat hulle so lank op Kuruman vertoef het. Dan het hulle aanvanklik ook gewag dat die koring op Mosega deur Hewetson afgeoes sou word. Daar was hoop vir 'n goeie koringoes maar ongelukkig het roes op 'n kritieke stadium sy verskyning gemaak en het daar van die hele koringoes niks teregge-kom nie. Die verblyf van Hewetson en sy gesin op Mosega tot met hul vertrek op 31 Januarie 1841, was dus waardeloos. Dieselfde tyd toe roes in die koring op Mosega sy verskyning gemaak het, het dieselfde probleem in Natal opgeduik. In November 1840 is daar berig dat die koring by Pietermaritzburg op daardie stadium begin ryp word het maar dat die oes ongelukkig nie veelbelowend is nie „daar de meest alle koren dat op nieuwe lande gezaaid zyn, door de roest zyn verteerd, maar die op reeds twee of drie malen bewerkte grond (is) veelbelowend."

Die Engelse sendelinge — die derde groep wie se sendingpoging op Mosega binne 'n tydsbestek van tien jaar misluk het — het Kuruman op 18 Maart 1841 verlaat, by Graaff-Reinet op 28 April aangekom, by Graham-stad op 21 Mei en op 7 Desember 1841 het hulle vanaf Port Elizabeth

na Engeland teruggekeer. Owen het sy verbintenis met die Church Missionary Society verbreek, vir 'n tydlank as leraar in Sheffield gewerk en het op 14 November 1854 in Alexandrië, Egipte, aan koors beswyk.

Terwyl eerw. Hewetson en sy eggenote op Mosega gewag het vir die koring om ryp en afgeoes te word, het hy 'n taak afgehandel wat aanvanklik op die skouers van Owen gerus het. Op 18 November 1840 het hy 'n brief gerig aan landdros Jacob de Clercq waarin hy blykbaar navraag gedoen het oor die houding van die Voortrekkergemeenskap teenoor die sending en verder ook navraag gedoen oor die moontlikheid van die terugkeer en hervestiging van die Hurutshe op Mosega.

**Houding van die Voortrekkers teenoor die sending en sendelinge.**

Die Natalse Volksraad het in sy vergadering van 2 Februarie 1841 op Pietermaritzburg besluit om aan landdros De Clercq te vra om eerw. Hewetson te laat weet „dat deeze raad in geenen deele ongeneegen is, om het werk van sendelingen onder de heidenen tot verkondieging van het evangelieum toe te laaten en selfs aantemoediegen en te ondersteunen zo veel als in ons vermoogen is, welbekend zijnde met het groot nut dat daar in geleegen legt, en de pligt daaromtrend rustende op ieder een die de naam van een Christen draag; dat echter de hollandsche boeren van Suid Affrieca veel heeft moeten lyden door verkeerde en geheime berichten van veele sendelingen strekkende tot nadeel van onse Nationaale eer en Caracter welke sendelingen sich meer hebben laaten gebruiken als poletieke voorstanders of opperhoofden van die gecouleerde volkeren dan als vree(d)same leeraars van het woord Gods; dat daar door noodwendiglijk een sterk gevoelen onder de suidaffricaanen omtrend sendelingen is opgewekt geworden; dat deeze raad dus ook beslooten heef om geene sendelingen binnen dit grondgebied toe te laaten dan alle de sulken van wien sy reeden hebben te geloofen opregte dienaars te zyn van het woord der waarheid en des vreedes en die sich tevens geneegen verklaaren aan onse plaatselyke wetten en outhoritijten te onderwerpen . . . "

**Blanke vestiging in Marico.**

Die tweede deel van die volksraadsbesluit, wat vermoedelik geneem is op advies van kommandant Hendrik Potgieter en ander afgevaardigdes namens die Potchefstroomse Adjunkraad, wat by daardie geleentheid hul eerste opwagting in die Natalse Volksraad gemaak het, het betrekking gehad op die belangrike kwessie van die vestiging van blankes in Marico en omstreke in die eerste helfte van die veertiger jare. Die tweede gedeelte van die volksraadsbesluit het as volg gelui: „dat wat aangaat het land waar de heer Owen en Hewetson (so geskrywe, elders in die volksraadsbesluit sendeling W. Hawtson) sich tans op bevinden (dit wil sê die Mosega-omgewing) volgens representatie van den Heer Hk. Potgieter **reeds als plaatsen aan eeniege onser ingeseetenen syn toegekend; dat de Maroetsies** (dit wil sê die Hurutshe) **daar op geen de minste aanspraak heef,** en dat

door den sendelings instietuet aldaar te verooreloofen een groote samenkomst van veel volken binnen onse onmiddelyke grensen soude veroorsaaken tot onveiligheid van dat gedeelte van't land. Dat de heer Potgieter ook geneegen is, niet verre daar van daan buiten onze grensen in het land van de Maroetsies die aan hun door hem ter wooning is afgestaan meer dan een geschikte plaats voor sodaaniege instietueten aantewijzen waar om de raad liever souw wenschen dat de gemelde heeren sich daar soude ter needer setten terwijl sy daar ongestoord zoude moogen verblijfen en die natie selfs door ons zal kunnen worden geprotecteerd tegen vyandelijke aanvallen van anderen zolang zy door hun rustig en vreedsaam gedrag hun sulks zoude waardig maaken."

Toe hierdie besluit deur die Volksraad op 2 Februarie 1841 geneem is, was eerw. Hewetson reeds weg van Mosega en met sy trek op pad na Kuruman, en is dit dus onwaarskynlik dat 'n brief van landdros De Clercq, indien dit geskrywe is, hom ooit bereik het. Die belangrike feit wat uit hierdie besluit aan die lig kom, is dat daar in die begin van 1841 reeds plase aan enige ingesetenes van die gebied van die Adjunkraad in die omgewing van Mosega toegeken is. Ongelukkig is die betrokke plase en hul eienaars nie bekend nie en moet ons ons in hierdie verband deur familietradisie laat lei om tot 'n gevolgtrekking te kom oor die eerste blanke intrekkers en eienaars van plase in Klein-Marico en elders in Marico-distrik.

**Die vertrek van Hewetson, die afsluiting van 'n fase.**

Ofskoon die Engelse sendelinge, Owen en Hewetson, op Mosega aangekom het nadat daardie omgewing reeds vanaf 1837 deel gevorm het van die grondgebied waarop die Voortrekkers aanspraak gemaak het na die verdrywing van die Matabeles, plase volgens komdt. Potgieter reeds vir okkupasie toegeken was, maar toe nog nie deur die Voortrekkers geokkupeer was nie, moet die vertrek van eerw. Hewetson vanaf Mosega in Januarie 1841 as die afsluiting van 'n belangrike fase in die geskiedenis van Marico gesien word. Afgesien van wat tot op daardie stadium oor verskillende aspekte van die koms, verblyf en vertrek van die sendelinge gesê is, is die belangrikheid van die feit dat die Franse, Amerikaanse en Engelse sendelinge vanaf 1831 tot 1841 afwisselend vir korter en langer tye op Mosega gewoon en gewerk het, uit die oogpunt van die geskiedenis van Marico, hierin geleë dat drie blanke gemeenskappe, afkomstig uit Europa, Amerika en Engeland, oor 'n tydperk van tien jaar voor en ten tye van die koms van die Voortrekkers op Mosega gelewe en gewerk het. Hulle kon nie wortelskiet op Mosega nie en een na die ander het hul pogings misluk. Die nuwe, belangriker fase in die geskiedenis van Marico en die voorgeskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust, waarvan die okkupasie van die plaas Zendelingspost, waarop die eertydse sendingstasie van die Franse, Amerikaners en Engelse geleë was, deur H. Engelbrecht, die eerste eienaar, 'n deel uitgemaak het, sou in die tweede helfte van die veertiger jare 'n aanvang neem.

## 7. MARICO IN DIE VEERTIGER JARE.

Op grond van die uiteensetting van komdt. Hendrik Potgieter op 2 Februarie 1841 in die Natalse Volksraad „dat wat aangaat het land waar de heer Owen en Hewtson sich tans op bevinden . . . reeds als plaatsen aan eniege onser ingeseetenen syn toegekend . . . " en dat die Hurutshe nie die minste aanspraak op die gebied het nie, sou ons verwag het dat die betrokke burgers aan wie, volgens komdt. Potgieter, reeds plase in Klein Marico toegeken was, daar sou gaan woon het. Volgens beskikbare gegewens het die bewoning van Klein Marico en omgewing in die eerste helfte van die veertiger jare nog nie werklikheid geword nie. In Desember 1838 het Potgieter self aan die Kaapse goewerneur geskrywe dat **„grote streken lands door** . . . Musselekaats uytgeroeyt en verdelgd (is) geworden en **tot nu nog ledieg legt** . . . " Ook in die tyd toe Owen, Hewetson en hul gesinne tot in die begin van 1841 op Mosega gewoon het, was dit nog die geval, en ook nog in Oktober 1844, tydens die besoek van Methuen, Pearson, Bein en Moneypenny aan Marico.

Komdt. Potgieter self het aanvanklik op 'n plaas in die omgewing van Potchefstroom gaan woon. Nadat hy teen die einde van die dertiger jare as lid van 'n eskpedisie in die rigting van die Magaliesberg vir die eerste keer kennis gemaak het met daardie aanloklike gedeelte van die Oorvaalse landstreek, het hy en 'n hele aantal van sy volgelinge vroeg in die veertiger jare daarheen verhuis en vir hulle plase uitgesoek aan die suidelike sowel as die noordelike helling van die Magaliesberg, vanaf die teenswoordige Swartruggens-omgewing tot oos van die huidige Pretoria-stad.

Die teenswoordige Marico-distrik het egter voorlopig nog onbewoond gebly, deels miskien te wyte aan die feit dat die Matabeles, ofskoon in 1837 verdrywe uit Marico- en in 1839 uit die Rustenburg-distrik tot ver anderkant die Limpoporivier, tog tot in die helfte van die veertiger jare nog steeds 'n bedreiging vir die blankes in die noordwestelike gedeelte van Transvaal gebly het. In April 1842 het komdt. Potgieter aan komdt-genl. Pretorius geskrywe dat Moselekatse spioene na die Hurutshe in Wes-Transvaal gestuur het, dat „Mozelekats brutaal begint te worden", „dat hy van dag tot dag de land inneemt na onze zyde" en dat nog net twee kapteins nie onder sy beheer gekom het nie, en dat die Buys-basters in Noordwes-Transvaal ook in voortdurende vrees vir hom gelewe het. Op daardie stadium het komdt. Potgieter ernstige oorweging geskenk aan die uitstuur van 'n sterk kommando om die Matabele-gevaar teen te gaan en terselfdertyd 'n poging aan te wend om die twee blanke kinders wat in 1836 deur die Matabeles ontvoer is en wat op daardie stadium nog in lewe verkeer het, te ontset. Die dreigende gevaar van die kant van die Matabeles op die noordelike grens van die Oorvaalse gebied, het dus blykbaar daartoe bygedra dat die blanke intrekkers hulle vroeg in die veertiger jare nog merendeels in die sentrale Magaliesbergse omgewing gevestig het en, steeds bedug op die Matabele-gevaar, hulle nog nie in

Marico gaan vestig het nie. Die vrugbare plase op die oewers van die Groot Maricorivier sou blykbaar eerste geokkupeer word.

Komdt. Potgieter self het omstreeks 1842 gaan woon op die mooi-geleë en waterryke plaas Buffelshoek Nr. 4, geleë aan die suidelike hange van die Magaliesberg en enkele myle van die westekant van die teenswoordige Commissiedrift- of Olifantsnekdam. Vanaf sy opstal het hy 'n pragtige uitsig gehad in die rigting van Suidwes- en Suid-Transvaal. Na die westekant toe het Krugers, Eloffs en Robbertses, onder andere, gewoon en na die oostekant Van Rooyens, Bassons, Krugers, Van Stadens, Groblers, Klopperse, Erasmusse en Bronkhorste, terwyl sy bure aan die noordekant van die berg, vanaf die plaas Boshoek aan die noordekant van die teenswoordiege Rustenburg-dorp, die Groblers, Riekerts, Van der Westhuizens, Schuttes, Malans, Harmses, Barnards, Krugers, Van Wyks, Engelbrechts, Van Stadens, Schoemans, Pretoriusse en Rasse ingesluit het.

Omstreeks 1840 was daar in die sentrale Magaliesbergse omgewing en die gebied wat hom daarvandaan in 'n suidelike, suidwestelike en suidoostelike rigting tot by die Vaalrivier uitgestrek het, aanloklike plase beskikbaar vir veeboerdery, die verbouing en aanplanting van verskillende soorte landbougewasse en vrugtesoorte. Verder het die gebied noord van die Magaliesberg ruim moontlikhede vir jag gebied. Dit was dan juis in dié gebied waar die eerste intrekkers, feitlik almal lede van die kommandos van Potgieter, Maritz en Uys, wat die Matabeles in 1837 uit Marico en twee jaar later uit Rustenburg-distrik verdrywe het, hulle by voorkeur en miskien ook vir veiligheidsredes gaan vestig het, ofskoon Potgieter in 1841 beweer het dat plase in die omgewing van die Klein Marico reeds aan burgers toegeken is. Ons moet egter tot die gevolgtrekking kom dat plase in Marico in die eerste helfte van die veertiger jare nog nie deur blankes bewoon was nie. Weliswaar kon daardie toegekende plase beskou gewees het as een van die twee plase waarop die eerste intrekkers aanspraak kon gemaak het, dat dit in werklikheid hul wettige eiendom geword en hulle dit in daardie jare in die eerste plek as jagplase benut het. Die trek na Noordoos-Transvaal in 1845 sou egter die voornemens in verband met die okkupasie van plase in Marico van baie persone in die war stuur en verydel.

**Marico as jagterrein.**

Nadat die Matabeles in 1837 uit Marico verdrywe is, was die gebied van toe af tot in die veertiger jare nie net 'n gesogte jagterrein vir blanke jagters uit die Kaapkolonie en die gebied van Transoranje nie, maar ook vir die Voortrekkers uit die Magaliesbergse omgewing, waar hulle vanaf die begin van die veertiger jare gevestig was.

In hierdie verband gee Henry Methuen, wat self in 1844 saam met A. Pearson, A. Bain — of dit Andrew Geddes of Andrew Hudson Bain was, is moeilik om te sê — en G. Moneypenny in die noordelike gedeelte van Marico op jag was, 'n interessante beskrywing van hul ontmoeting met 'n aantal Boerejagters uit die Magaliesbergse omgewing:

„The emigrant Boers make constant shooting excursions up the Mariqua, for elephant and hippopotamus ivory, which accounts for the latter animal being so scarce and wild . . . The wagons again advanced along the Mariqua (on 1st October, 1844) . . . We encountered on the east margin of the river a party of emigrant Boers, with their wagons, they were returning to Mahalisberg, their town in the Cashan Mountains, and during the excursion, purposely a hunting one, had shot seventy-one elephants, of which they had killed nineteen shortly before our arrival. The appearance of these rude and bronzed hunters was not very prepossessing (aantreklik), though in some respects not dissimilar to our own. Their beards had been given a six weeks' holiday, their clothes were ragged, and their faces, hands and feet begrimed with dirt, an inexcusable fault when water was so abundant. They gave us a kind reception, perhaps a little embarrassed at the first by their instinctive dislike of Englishmen, and one **of them, a son of Potgieter, their commandant,** recognised Bain, having seen him when on a former journey. Their complexions had not that blooming character of those of the Colonial Dutchman, but the activity of their life and simplicity of their fare had produced in them much vigour of body and good health. Several of them had visited Delagoa Bay . . . they obtained as much powder and lead as they required. Some of the lead purchased there, which they showed us, was ready hardened by an admixture of antimony, and formed excellent bullets for elephant shooting . . . These men were all experienced elephant hunters . . . In company with the Boers I rode out to look for elephants (on 2nd October) . . . All the Dutchmen fell vigorously to work upon the carcass (of the rhinoceros) with their knives . . . "

**Magaliesberg-dorp in die Cashan-berge.**

In die lig van die feit dat feitlik al die leiersfigure van die Oorvaalse gebied in die vroeë veertiger jare in die Magaliesbergse omgewng gewoon het — komdt. Potgieter, veldkornette Gert Kruger, Louis van Wyk en N. J. S. Basson, assistent-veldkornet Paul Kruger, J. G. S. Bronkhorst, ouderling P. J. van Staden en diakens Casper J. H. Kruger en Frans Schutte het daar spoedig 'n behoefte ontstaan aan 'n nuwe dorp naas die enigste ander Oorvaalse dorp op die oewers van die Mooirivier en die gehuggie langs die Schoonspruit, wat in die loop van die tyd tot 'n volwaardige dorp sou ontwikkel en die naam van Jacob de Clercq, die eertydse landdros, in herinnering sou roep.

Tot op datum is dit algemeen aanvaar dat Andries Orighstad, wat in 1845 gestig is, die tweede oudste dorp in die Oorvaalse gebied is — die derde oudste indien Klerksdorp ook bygetel word — en dat Zoutpansberg-dorp (1848), Rustenburg en Lydenburg (1850) en Pretoria (1855) agtereenvolgens amptelik gestig is.

In die publikasie, „The Tribes of Rustenburg and Pilansberg Districts" beweer dr. Breutz, die skrywer, dat komdt. Hendrik Potgieter die eerste

Voortrekker was wat in die Rustenburg-distrik, in die omgewing van Phokeng (Magatastat) gaan woon het en dat **„in 1839 the Boers founded the village of „Magaliesberg", which in 1850 became Rustenburg."** Die kenmerk van dr. Breutz se interessante en lesenswaardige publikasies oor die verskillende naturellestamme is dat sy stellings en gevolgtrekkings grotendeels gebaseer is op mondelingse oorlewerings deur die naturelle. Omdat hy hom, by gebrek aan skriftelike bronne, blykbaar laat lei deur mondelinge vertellings en baie van sy feite oor die geskiedenis nie die toets van 'n kritiese beoordeling kan deurstaan nie, is daar ook 'n vraagteken geplaas oor sy bewering dat die dorp Magaliesberg in 1839 gestig is en dat dié dorp in 1850 Rustenburg geword het. By navraag het dr. Breutz egter gesê dat hy vir sy inleidende historiese feite gebruik gemaak het van koerantuitknipsels in die Distriksrekordboek in die kantoor van die Bantoekommissaris te Rustenburg.

Na kennismaking met die boek „Life in die Wilderness" deur Henry H. Methuen, wat in 1846 vir die eerste keer verskyn het, het die bewering van dr. Breutz oor die stigting van die dorp Magaliesberg egter nuwe betekenis gekry. Dit blyk dat Methuen tydens sy besoek aan Marico en omstreke in die tweede helfte van 1844 te hore gekom het van 'n dorp wat nie baie ver van Marico aan die hange van die Magaliesberg (Cashan Mountains) bestaan het en 'n tweede een kort duskant Delagoabaai. Hyself het sy inligting vermoedelik in Oktober 1844 van die Boerejagters, wat hy langs die Groot Maricorivier teengekom het, gekry. Methuen skrywe as volg oor dié twee dorpe: „Mr. Inglis, a missionary, had returned from a visit to Poolani, a Baquaine chief (blykbaar van Pilansberg, noord van Rustenburg), a few days before our arrival. This chief lives to the east, amongst the emigrant Boers . . . **This emigrant farmers** are now dispersed over an immense tract of country, and **have founded a town, called Mahalisberg, in the Cashan hills,** where Sir W. C. Harris, had such excellent sport . . . they . . . penetrated the wilds of the interior in quest of new fortunes. **Already they have founded a own, or village, in the Cashan Mountains, called Mahalisberg, and another, it is said, in the vicinity of Delagoa Bay, called Grisberg.** . . . Steadily do the Boers advance north . . ." Volgens dr. Breutz het die term „Cashan Mountains" betrekking gehad op die westelike gedeelte van die Magaliesberg.

Die indruk ontstaan hier dat Methuen hierdie inligting oor die bestaan van 'n dorp in die Cashan-berge, met die naam **Magaliesberg,** of **Mahalisberg,** soos hy of sy informant dit gehoor en weergegee het, van eerw. Inglis op Mabotsa, net na sy terugkeer van die gebied aan die noordekant van die Magaliesberg, gekry het. In dieselfde paragraaf waarin Methuen verwys na die terugkeer van eerw. Inglis, verstrek hy ook die inligting oor die bestaan van die nuwe dorp wat in die Magaliesbergse omgewing gestig is.

Toe Methuen en sy jaggeselskap op 1 Oktober 1844 'n aantal Boerejagters in Marico teengekom het, skrywe hy dat **„they were returning to Mahalisberg, their town in the Cashan Mountains** . . . " Wanneer Methuen

melding maak van die besoek aan Delagoabaai van sommige van die Boerejagters, kan die indruk ontstaan dat hulle hom nie alleen vertel het van die bestaan van die **dorp Grisberg** in die omgewing van Delagoabaai nie, maar ook van hul eie dorp in die Magaliesberg, waarheen hulle toe besig was om terug te keer.

Omdat feitlik al die oudste dokumente van die Transvaalse en Rustenburgse geskiedenis van daardie jare verlore gegaan het, het ook die kennis van die stigting en geskiedenis van die dorp Magaliesberg versluierd en in vergetelheid geraak. Die ontstaan en bestaan van dié eertydse dorp, wat die stigting van Rustenburg voorafgegaan het en die presiese terrein waar dit geleë was, word nêrens in enige geskrif of dokument, behandel nie. Die enigste twee verwysings, sover my kennis strek, na die bestaan van die dorp Magaliesberg (en Grisberg in Oos-Transvaal) in Oktober 1844, is dié wat in die aangehaalde werke van Methuen en Breutz voorkom. Die vraag wat kortliks hier bespreek moet word, is waar presies die dorp Magaliesberg in die eerste helfte van die veertiger jare tot stand gekom het. Myns insiens kom vier moontlike terreine daarvoor in aanmerking. Die mees waarskynlike terrein was 'n gedeelte van die skilderagtig-geleë plaas Rietvallei Nr. 390, 'n paar myl na die westekant van Rustenburg, tussen Amandel- en Magatasnek, en in die omgewing van die Rustenburgse Kloof, destyds in besit van P. J. Riekert, een van die eerste heemrade van Rustenburg. Op die plaas Rietvallei was daar 'n sterk stroom water waarop daar tot in 1852 'n servituut van krag was. Nadat die dorp Rustenburg in 1850 tot stand gekom het, het die weduwee van P. J. Riekert, wat later vir die tweede keer met Van Helsdingen getroud is en ook die eienares van Kronendal was, in November 1852 'n versoekskrif aan die Volksraad gerig waarin sy „haar water volgens grondbrief" gevra het, „daar de zervetut is om wanneer de plaats Rietvaly tot geen dorp genomen word, de zelfe de behoorlyke helfd van de water zal moete late lope." Die omstandigheid dat die water uit die riviertjie op Rietvallei nie meer vir dorpsgebruik nodig was nie en dat sy vir daardie rede versoek het dat die servituut wat op die water vir dorpstigtingsdoeleindes van krag was, verwyder moes word, dui moontlik op die feit dat die servituut te doene gehad het met Magaliesbergdorp. Die Volksraad het haar versoek toegestaan en aan veldkornet Paul Kruger opdrag gegee om die nodige stappe te doen om die hoekbakens na die inspeksie van die plaas volgens die grondbrief op te rig. Rietvlei, wat later in besit gekom het van volksraadslid Robbertse en na hom van sy seun, Daan Robbertse, Dorslandtrekker en grootwildjagter, was heelwaarskynlik die terrein waarop die dorp Magaliesberg in die eerste helfte van die veertiger jare tot stand gekom, vir enkele jare bestaan het en toe, met die volksverhuising na Noordoos-Transvaal in 1845 in verval geraak en in 1850 vir een of ander rede deur 'n ander terrein, die ongeokkupeerde plaas van H. C. W. Vermaas, vervang is. Daar bestaan dus 'n moontlikheid dat die dorp Magaliesberg in die veertiger jare op Rietvallei ontstaan het.

'n Tweede moontlike terrein was 'n gedeelte van die plaas Buffelshoek Nr. 10 van komdt. Potgieter of die aangrensende plaas Commissiedrift. Wat opmerklik is, is dat daar op die plaaskerkhof, digby die eertydse opstal van komdt. Potgieter, so baie mense, onder andere een van Potgieter se vrouens, begrawe lê. Die indruk word gewek dat daar in die loop van die tyd baie mense in die omgewing woonagtig was. Die twee ander terreine wat, myns insiens, in aanmerking kon kom, was gedeeltes van die plaas Hekpoort, waar veldkornet Gert Kruger gewoon het en Buffelsfontein, aan die noordekant van die Magaliesberg, waar diaken Casper Kruger, die vader van Paul Kruger, gewoon het. Kerkvierings in die veertiger jare het op dié twee plase plaasgevind, en veral Hekpoort, kon as sentraal-geleë kerkplek heel maklik aan die vereistes vir 'n dorp in die Magaliesbergse omgewing beantwoord het. Uit die geskiedenis van die ontstaan van Pretoria en Nylstroom weet ons ook dat dié twee dorpe uit die twee voorafgaande kerkplekke ontwikkel het.

Aan die westekant van Buffelsfontein 205 lê daar twee plase met dieselfde naam. Die noordelike een van die twee, waaroor die transportpad van Rustenburg na Pretoria loop, is Elandskraal 321, en die ander een, aan die noordelike hange van die Magaliesberg, Elandskraal 197. Op die plaas gaan daar 'n voetpad oor die berg waarlangs 'n mens te perd na Hartbeesfontein, Hekpoort, Nooitgedacht en ander plase in die Moot kan ry. Ongeveer drie jaar gelede het skrywer hiervan in daardie omgewing navraag gedoen na historiese besienswaardighede en toe het een van die oudste inwoners van die plaas Elandskraal 321, die oue heer Van Schalkwyk, my geneem na 'n betreklike hooggeleë terrein op die plaas Elandskraal 197, en aan my meegedeel dat op daardie terrein in die veertiger jare van die vorige eeu 'n groot sametrekking van Voortrekkers was. Volgens hom was dit vir veiligheidsredes. Na bykans 130 jaar kan tekens van menslike verblyf en bedrywighede nog duidelik en sonder moeite waargeneem word. Daar kan geen twyfel bestaan dat daar baie lank gelede mense gewoon het. Of die sametrekking van 'n aantal Voortrekkergesinne die vorm van 'n dorp, met die naam Magaliesberg, aangeneem het, sal egter nie sonder meer beweer kan word nie. Wanneer daar in die toekoms deeglik ondersoek ingestel word na die totstandkoming en bestaan van die dorp Magaliesberg, sal die terrein op Elandskraal 197, nie ver van die eertydse woonhuise van Casper Kruger op Buffelsfontein en van Gert Kruger op Hekpoort, in aanmerking geneem moet word as een van die moontlike terreine waar 'n dorp êrens langs die noordelike of suidelike hange van die Magaliesberg in die veertiger jare van die vorige eeu gestig is.

Hoe dit ook al mag wees, die totstandkoming van 'n dorp in die betreklik digbevolkte, sentraal-geleë Magaliesbergse omgewing, het moontlik die aantreklikheid van die omstreke van die nuwe dorp as woongebied verhoog en daarbenewens ook die gevoel van veiligheid aan die blankes in die onmiddellike omgewing van die Magaliesberg gegee.

Die bewoning van die Marico-omgewing deur die blanke intrekkers sou heelwaarskynlik omstreeks die helfte van die veertiger jare begin plaasvind het, as deel van die proses wat in daardie jare in die Oorvaalse gebied aan die gang was, toe die mense met die Magaliesberg as uitgangspunt, hulle waaiervormig in alle rigtings begin vestig het. Hierdie proses van effektiewe okkupasie, waarby Marico ook ingesluit sou gewees het, het egter in 1845 'n onverwagse ernstige terugslag gekry en tot 'n einde gekom, toe die noordooswaartse trek onder aanvoering van komdt. Potgieter van Buffelshoek plaasgevind het en Andries-Orighstad in dieselfde jaar aangelê is. Na hierdie tydelike noordooswaartse volksverskuiwing, het alleen 'n betreklike klein aantal blankes in die Potchefstroomse en Magaliesbergse omgewings agtergebly om te dien as 'n noodsaaklike agterhoede.

Sover vasgestel kan word, was daar nie alleen na die vertrek van Owen, Hewetson en hul gesinne in die begin van 1841, geen enkele blanke woonagtig in Klein Marico nie, maar ook nie teen die einde van 1844 nie, en nog minder tydens die volksverhuising in 1845 en in die jare wat onmiddellik daarop gevolg het. Die enigste uitsondering was miskien eerw. Inglis wat in die tweede helfte van die veertiger jare met 'n aantal Hurutshe tot in 1849 gaan woon het op 'n gedeelte van die plaas wat kort daarna die naam Wilgeboomspruit van sy eerste eienaar ontvang het.

**Mosega in Oktober 1844.**

Die boek van Methuen het ook 'n interessante verwysing na die eertydse sendingstasie op Mosega, waaruit die afleiding gemaak kan word dat die omgewing van Mosega op daardie stadium sonder blanke bewoning was, soos tevens die geval ook was met die ander gedeeltes van Marico waardeur die jaggeselskap in Oktober 1844 gegaan het. Daardie jare was nog die tussenperiode waarin net jagters Marico besoek het.

Op 26 Oktober 1844, terwyl Methuen en sy jaggeselskap Mabotsa, die sendingstasie van David Livingstone en Roger Edwards, twee dae vantevore vaarwel toegeroep het en op pad terug na die Kaapkolonie was, sou hulle daardie dag nie verder gereis het nie en toe van die geleentheid gebruik gemaak om te perd die eertydse Matabele-stat en sendingstasie van Mosega te gaan besigtig. Oor hul besoek aan Mosega en hul indrukke het Methuen as volg geskrywe:

„Ascending the ridge, the valley of Mosega suddenly burst in view, embosomed in hills, green and lovely as a lawn decked with patches of mimosa bush, and watered by many rivulets, the picture of beauty and fertility. We could also see the crumbling walls of what was once the missionary house. Pollard trees, which had put forth strong and vigorous shoots, showed symptoms of a large native settlement having once existed in their vicinity.

„We rode to the ruins, where stood one long house, with mud-brick walls, that were fast mouldering to a level with all around them. It appeared to have formerly contained three rooms, of which nettles and

weeds were now the sole occupants, excepting snakes and lizards. All was desolate and melancholy beyond conception.

„A kraal, divided into two compartments occupied the front of the house, and the remains of a garden at the back beyond which flowed a clear bubbling brook. Some fig and peach trees, struggling with drought for their existence had on them a few blossoms and some stunted fruit, but looked very sickly, the trench at their roots, through which water had been formerly conveyed from the river, having long since ceased to hinder the element from pursuing its natural course. Several of the best of those trees had been transplanted to Mabotsa by Mr. Livingstone.



Eerw. David Livingstone, skoonseun van eerw. Robert Moffat, wat in medewerking met eerw. Roger Edwards in 1843 die sendingstasie op Mabotsa aangelê het. In 1849 het die Volksraad die mooigeleë en waterryke terrein vir 'n toekomstige dorp vir Marico-distrik gereserveer. Livingstone was 'n geswore vyand van die Boere. In 1852 is sy nuwe sendingstasie by die stat van Setshele deur "n Boerekommando onder aanvoering van komdt. P. E. Scholtz verwoes.

„The **Maritz' commando** destroyed many of the Matabele and put the missionaries to flight and **rendered this** luxuriant **village, as it continues to the present day, desolate without inhabitants . . .** We stood on a soil once the scene of busy, active life, mantled over with crops, where now silence reigns unbroken, the wild antelope grazes fearlessly, the jackal, the hyena and the lion prowl, without interruption. All traces of the native huts seemed to have disappeared."

Dan verwys Methuen ten slotte ook na die eensame, onversorgde graf van mev. Jane Wilson: „ . . . the unsheltered grave of Mrs. Wilson, the only white person ever buried there. This, her lonely tenement is marked out by an oblong heap of small stones, with a dwarf bush of Indian pride at either extremity."



Die Mosega-bouvalle in 1844, moontlik geteken deur Henry Methuen, die skrywer van „Life in the Wilderness", wat Mosega in Oktober 1844 besoek het.

**Mosega in 1850.**

Die eerste keer dat daar in die notule van die Volksraad van die Zuid-Afrikaansche Republiek 'n verwysing voorkom na 'n plaas waar die sendingstasie op Mosega vanaf 1831 gevestig was, was tydens die volksraadsitting wat op 22 Januarie 1850 op Potchefstroom 'n aanvang geneem het. Een van die besluite het gelui dat die plaas „Zendelings Post gelegen aan Klein Marico" kragtens 'n koopbrief aan H. Engelbreg toegeken word. Die voorwaarde van die toekenning was dat „de werk er op gemaakt door de zendeling volgens taxatie zal moeten betaald worden." Met ander woorde die plaas met die historiese sendingstasie is vir die eerste keer aan H. Engelbrecht toegeken op voorwaarde dat hy 'n bedrag vir die plaas moes betaal wat gelyk gestaan het aan die waarde van die geboue, vrugtebome, watervoor en ander verbeterings wat deur die sendelinge op Mosega in die dertiger jare aangebring is. Hierdie besluit oor die plaas Zendelingspost was 'n hoë uitsonderingsgeval aangesien dit een van die heel weinige plase in Transvaal was waarop daar ten tye van die oorspronklike toekenning van plase verbeterings van enige aard voorgekom het. Hierdie besluit werp dan ook 'n interessante lig op die beskawingsaktiwiteite wat tien jaar

vantevore op daardie terrein aan die gang was. Tydens die heel eerste volksraadsitting op 23 Mei 1849 is na aanleiding van 'n voorstel van veldkornet J. Viljoen besluit dat hy moet sorg dat die geboue op „de zendelingsplaats geleegen aan Klyn Marico" nie verniel word nie. Dit was waarskynlik 'n ander plaas.

Die Volksraad het op 23 Januarie 1850 'n kommissie aangestel wat sekere sake in Marico moes gaan ondersoek en skikkings tref en nadat die besluit oor Zendelingspost geneem is, het dieselfde kommissie, bestaande uit landdros H. St. Lombardt, komdt. J. A. Enslin, L. P. Badenhorst, T. C. Bester, J. C. Steyn en J. L. Pretorius, ook opdrag gekry om terselfdertyd die waarde van die verbeterings op Mosega te gaan bepaal.

Op 20 April 1850 het landdros Lombardt van Potchefstroom aan die Volksraad verslag gegee oor die opdrag wat die kommissie moes uitvoer in verband met die bepaling van die waarde van die verbeterings:

„Ook moet ik u WelEdelen kenlyk maaken dat ik op den plaats van H. Engelbregt zeyn geweest . . . Echter . . . heeft ik (in afwesigheid van Badenhorst en Bester) op dien plaats niets gevonden dat ik konde takzeeren; wand den oude gebouw zeyn door den reys mieren opgefreten, zoo wel muur als dak, en den timmeraattie zeyn van den wormen verteert. Door of coezeyn is daar niet aan. Wat den waater voor aan gaat, zeyn door Engelbreg den meest en zwaarste gedaan, dog, meyn heeren, zeyn daar niets dat ik konde takzeeren . . ." Die eertydse sendelingshuis wat in die begin van 1850 skaars agtien jaar op Mosega gestaan het, die elemente van die natuur moes trotseer en die middelpunt was in 'n belangrike fase van die voorgeskiedenis van Marico, was op daardie stadium feitlik 'n murasie en onherstelbaar beskadig deur rysmiere en houtwurms. 'n Interessante feit wat uit die ondersoek van landdros Lombardt aan die lig gekom het, was dat Engelbrecht intussen baie werk aan die watervoor bestee het en dus blykbaar reeds 'n tydlank op die plaas woonagtig en werksaam was. Waarskynlik het Engelbrecht, wat aan die Slag van Bloedrivier deelgeneem het, nie lank in besit van die plaas gebly nie en moontlik nog in die loop van 1850 na die omgewing van Magaliesberg verhuis. By geleentheid van die vierde besoek van Kaapse predikante aan Transvaal het di. Murray en Neethling vroeg in 1852 oor die plaas Zendelingspost gereis maar op daardie stadium was dit bekend as „Lindley's Post" en „de hulpvaardigen vriend Buis" in besit daarvan. Teen die einde van die vorige eeu was die plaas weer bekend as Zendelingspost Nr. 268 en in besit van Joachim Willem Gronum en Antonie Johannes Gronum.

**Mosega in 1953.**

Dr. S. H. Pellissier, skrywer van die boek, „Jean Pierre Pellissier van Bethulie" het met die oog op die skrywe daarvan Mosega besoek en 'n paar van sy indrukke weergegee:

„Ek was in 1953 op Mosega en 'n vorige eienaar van die plaas wat tans Sendelingspos genoem word (vermoedelik mnr. A. J. Gronum, vader van komdt. C. F. Gronum), 'n man van vyf en sewentig jaar wat daar gebore is, het my die plek aangewys waar die ruïne van hierdie huis gestaan het. 'n Vorige besitter van daardie plaas het omstreeks 1912 die klippe van die ruïnes weggery en landerye daar aangelê. In die middel van 'n groot akker omgeploegde grond kan 'n mens tans slegs 'n bulterige knop sien wat die plek aandui waar die grond wat in die huis as klei en as materiaal vir die vloer gebruik was, fyngeslaan is. Hierdeur is die oppervlakte van die aarde op daardie plek hoër gemaak. Soos bekend, het die Amerikaanse sendelinge . . . in 1836 die huis aansielik vergroot om diens te doen vir die drie huisgesinne . . . Onlangs het 'n genootskap in Johannesburg 'n gedenkteken ter ere van mev. Wilson binnekant die draadheining van die spoorweghalte, Sendelingspos, 'n paar honderd tree daarvandaan, opgerig . . . In Julie 1954 tydens 'n Lente-skool-kursus op Zeerust, Transvaal . . . het die studente Mosega besoek en het hulle daar 'n gedenkteken op die plek waar die sendinghuis gestaan het, opgerig. Op 'n koperplaat op die gedenkteken is die volgende verklaring aangebring: „Sewentien tree van hier, in 'n westelike rigting, is die eerste huis deur blankes in Transvaal gebou." Dr. Pellissier het blykbaar nie geweet van die huis wat De Buys gebou het. Verder vertel die inskripsie van die verblyf van die Franse en Amerikaanse sendelinge, hoedat die sendinghuis ná die Slag van Mosega in Januarie 1837 verlaat is, dit bouvallig geword het en later vernietig is. Die inskripsie meld ook dat die graf van mev. Wilson 231 tree van die gedenkteken in 'n suid-oostelike rigting gelê het. „Die gedenkteken", sê dr. Pellissier, „is gebou met klippe van die fondament van die huis wat die boer omstreeks 1912 uit die land verwyder het en wat nog langs die ou watervoor in 'n hoop gelê het."

**Plase in Marico vanaf 1848 geokkupeer.**

Daar moet in aanmerking geneem word dat 'n groot aantal van die volgelinge van Potgieter na hul trek in 1845 nooit weer na die Magaliesbergse omgewing teruggekeer het nie. 'n Aantal het aan die koorssiekte beswyk, sommige het saam met komt. Potgieter noordwaarts getrek en Zoutpansberg-dorp (die latere Schoemansdal) aangelê, sommige het in die Lydenburgse distrik en elders in Oos-Transvaal bly woon, en 'n aantal van hulle het hulle in die latere Pretoria-distrik gaan vestig. Die getalle blankes, aan wie komdt. Potgieter in 1841 gedink het toe hy in die Natalse Volksraad gesê het dat hulle reeds vir hulle plase in Klein Marico uitgesoek het, het teen die begin en einde van die tweede helfte van die veertiger jare blykbaar nie weer na die Magaliesbergse omgewing teruggekeer nie omdat sommige van die oorlewendes hulle elders gaan vestig het en ander mettertyd nie meer belanggestel het om plase in Marico te gaan okkupeer nie.

In die lig van hierdie omstandighede kan die mening uitgespreek word dat dit waarskynlik is dat die eerste blankes wat hulle permanent in Klein Marico gaan vestig het, inwoners van Transoranje was wat na die Slag van Boomplaas in Augustus 1848 genoodsaak was om noordwaarts oor die Vaalrivier uit te wyk. Die families Stander en Viljoen kan in hierdie verband genoem word terwyl komdt. J. G. Mocke en J. A. Enslin 'n tydlank in Ohrigstad gewoon het. Sommige van die intrekkers van daardie jare, het deel uitgemaak van die trek uit Natal, nadat komdt.-genl. Andries Pretorius tot die slotsom geraak het dat dit vir hom en baie van sy aanhangers onmoontlik geword het om onder Britse bestuur te woon en te werk.

Die feit dat 'n aantal lede van die Hurutshe-stam, na vertoë en pogings vanaf die einde van die dertiger jare, aanvanklik nie kon toestemming kry om na plase in die Marico-omgewing terug te keer nie maar in die tweede helfte van die veertiger jare uit eie beweging en sonder formele toestemming op die plaas Wilgeboomspruit gaan woon het en selfs 'n sendeling, eerw. Inglis by hulle laat woon het, dui daarop dat die plase in Marico ten tye van die hervestiging van die Hurutshe op Wilgeboomspruit, onbewoon gelê het en dat daar geen blankes was wat na vore gekom het om die vrugbare plase permanent te okkupeer nie. As alle omstandighede en die gang van sake in die Oorvaalse gebied en in Transoranje in aanmerking geneem word, moet tot die slotsom gekom word dat 1848 die jaar was waarin blankes in Marico uit verskillende oorde, maar veral uit die gebied suid van die Vaalrivier, in Marico opgedaag en vir hulle hier plase met die oog op permanente bewoning uitgesoek het. Vanaf 1848 het die okkupasie van plase begin en van toe of het dit op 'n vinniger tempo plaasgevind en het Marico teen die einde van die veertiger en die begin van die vyftiger jare reeds 'n betreklike digte bevolking gehad. Daar het ook algaande meer mense ingetrek in die gebied wat hom ooswaarts in die rigting van die Magaliesberg en selfs suidwaarts in die rigting van die Maloporivier uitgestrek het.

Afgesien van Stander, Viljoen en ander wat in 1848 na Marico getrek het, en Mocke, Enslin, Marneweck, Steyn, Engelbrecht, Basson, Steenkamp en Bester daarna, weet ons ook dat op 'n bladsy wat van die Potchefstoromse plaasregister uit die jaar 1849 bewaar gebly het, op 9 Januarie 'n inskrywing voorkom waarvolgens J. C. M. de Beer die plaas „Nootigedacht, aan klein Mariko" op sy naam gekry het en op dieselfde dag J. Lutrent (Lottering?) die plaas „Welgezoek, aan die Suidekant van klein Mariko."

Dit bly dus 'n merkwaardige feit dat meer as tien jaar verloop het voordat die Voortrekkers hul militêre oorwinnings oor die Matabeles in 1837 kon opvolg en plase in die onbewoonde gebied van Marico okkupeer. Dit is ook merkwaardig dat die eerste intrekkers nie afkomstig was uit die geledere van die kommandos wat die Matabeles in 1837 uit Marico noordwaarts verdrywe het nie — sommige van hulle het hulle weliswaar

later in Marico gaan vestig — maar dat hulle afkomstig was uit die gebied suid van die Vaal, waarvan sommige eers na Orighstad en daarna na Marico getrek het, en bestaan het uit die harde kern wat die oprukkende Britte, eers in Natal en daarna in Transoranje met die wapen teengestaan het en wat hul hoofde nooit vir die Britse veroweraar wou buig nie.

In Februarie 1849 het komdt.-genl. Andries Pretorius in 'n brief melding gemaak van 'n trekbeweging wat uit die suide aan die gang was en bygevoeg: „Den menschen trekken alle door den Vaal(?) revier maar mees na Marieko." Die jaar 1848 was blykbaar die keerpunt.

Ten opsigte van die vestiging van blankes op plase in Marico vanaf 1848 en die gebruik van die term Marico in hierdie verband, moet die aandag gevestig word op die feit dat die landstreek of gebied wat deurgaans onder bespreking was, betrekking het op die gebied aan die westekant van die Maricorivier, en meer bepaald op die gebied in die omgewing van die Klein Marico. Daar moet in gedagte gehou word dat die gebied in die Swartruggens-omgewing, veral daardie gedeelte wat hom weswaarts uitgestrek het tot aan die Marico-rivier soms ook met die naam Marico aangedui is. Dit het veral duidelik geword toe dr. Robertson en ds. Faure, die predikante van die Kaapse Kerk, in Desember 1848 die kerkviering op Hekpoort bygewoon het en daar tot hul verbasing ook verneem het van 'n landstreek „Marikwa genaamd", drie dagreise daarvandaan in 'n noordwestelike rigting. Wanneer daar in Februarie van dieselfde jaar melding gemaak word van die beroep van 'n predikant uit Nederland deur die Potchefstroomse Gemeente en dat Mariko, as een van die afdelings van die uitgestrekte gemeente genoem word, is dit duidelik dat Mariko in hierdie verband gebruik is om die gebied aan die oostekant van die Mariko-rivier, met die Swartruggens-omgewing as middelpunt, aan te dui. Die Swartruggens-omgewing, waar die eerste kerkviering in Desember 1849 plaasgevind het en waar ds. Murray vir die eerste keer kennis gemaak het met die sogenaamde Jerusalemgangers van Marico, kan gerieflikheidshalwe as Marico-Oos beskrywe word. 'n Digte bevolking het hom destyds op die oewerplase langs die Groot Marico-rivier bevind. Dit kan egter aanvaar word dat sommige van die lidmate waarvan die Kaapse predikante in Desember 1848 op Hekpoort verneem het en 'n jaar daarna in die omgewing van Swartruggens tydens 'n kerkviering ontmoet het, op daardie stadium reeds op oewerplase aan die westekant van die Groot Maricorivier gewoon het. Van toe af het die gebied aan die westekant van die Groot Maricorivier vinnig bewoon begin raak.

## 8. DS. DANIEL LINDLEY.

### Die eerste deeglik opgeleide en geordende predikant in diens van die Nederduitsch Hervormde Kerk ten noorde van die Oranjerivier in die veertiger jare van die vorige eeu.

Die persoon van ds. Daniel Lindley, sowel as sy lewe en werk in belang van die Nederduitsch Hervormde Kerk buite die grense van die

Brits-beheerde Kaapkolonie in die eerste helfte van die veertiger jare van die vorige eeu, het tot op datum nie die aandag, wat hom na regte toekom, in die publikasies van die Nederduitsch Hervormde Kerk ontvang nie. Die gedenkboek oor die voorgeskiedenis en geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust bied ons tans die geleentheid om 'n hoofstuk te wy aan sy lewe en werk in belang van die Kerk van die Voortrekkers. Ds. Lindley was vir meer as vier jaar predikant van die Voortrekkergemeenskap, waaronder die Oorvaalse gebied met Potchefstroom as kerklike middelpunt ook geressorteer het, en van toe af tot aan die einde van 1846 predikant in Natal. As die eerste geordende predikant wat ook die Potchefstroomse gemeente bedien het, het sy pastorale arbeid sodoende ook gestaan aan die begin van die kerklike bearbeiding van Hervormde lidmate wat aanvanklik deel gevorm het van die Potchefstroomse en later van die Zeerustse Nederduitsch Hervormde Gemeente. Daarby kom ook die feit dat ds. en mev. Lindley se verblyf as sendingegpaar op Mosega in 1836 en die eerste weke van 1837 hulle op 'n besondere wyse gebind het aan die Zeerustse omgewing en die gemeente wat in 1871 die eerste eeu van sy selfstandige bestaan binnegegaan het. Ook vir daardie besondere rede het die koms van die Amerikaanse sendelinge en hul maandelange verblyf op Mosega, sowel as die van hul voorlopers, 'n plek gekry in die voorgeskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.

**Afkoms, jeug, skool- en kweekskooljare.**

Die voorouers van Daniel Lindley was omstreeks 1640 reeds in Amerika waarheen hulle uit Engeland geëmigreer en daarna in die loop van die jare op verskillende plekke aan die Ooskus gaan woon het. In 1773 het Demas Lindley, die grootvader van Daniel, sy tuiste in New Jersey verlaat en as medeleier van 'n groep van twintig huisgesinne oor 'n afstand van meer as 600 myl en oor vier of vyf bergreekse na die omgewing van die Ohio-rivier in die Weste getrek — net soos die Voortrekkers in die dertiger jare van die volgende eeu in Suid-Afrika sou doen — waar hulle 'n pioniersbestaan sou voer en in voortdurende botsings met die oorlogsugtige Rooihuide betrokke sou wees.

Demas Lindley het vir bykans sestig jaar as ouderling van die Presbiteriaanse Kerk gedien. Die toestande op godsdienstige en gemeentelike gebied wat in daardie jare op die westelike voorposte van Amerika geheers het, en die kerklike gebruike wat in swang was, vertoon verrassende ooreenkoms met die toestande wat ds. Lindley later in die Voortrekkergemeenskap sou aantref en waarby hy hom so maklik kon aanpas.

Nadat sy seun, Jacob Lindley, in 1800 sy graad aan die Presbiteriaanse Princeton College behaal het, het hy kort daarna met Hannah Dickey in die huwelik getree en toe vir die volgende paar jaar op sy vader se nabygeleë plaas gaan woon. Terwyl Jacob Lindley teologie deur middel van uitgeskrewe lesings bestaande uit vrae en antwoorde onder leiding van John McMillan bestudeer het — toe daarlangs nog geen kweekskole be-



Ds. Daniel Lindley.

staan het nie — is Daniel Lindley op 24 Augustus 1801 op Ten Mile Creek, Western Pennsylvania, gebore. Ds. Jacob Lindley is in November 1803 georden en as predikant van Waterford, Ohio, bevestig. Na die stigting van die universiteit van Ohio in Athens het hy die eerste hoof daarvan geword en het die gesin in 1808 daarheen verhuis.

Toe ds. Daniel Lindley in die loop van 1834 aan sy moeder geskrywe het van sy voorneme om as sendeling na Suid-Afrika te gaan, het sy teruggeskrywe: „Ek het jou by jou geboorte aan die Here gegee en my gebede is nou verhoor." Hieruit kan afgelei word dat sy by die geboorte van haar eersteling 'n gelofte afgelê het dat sy hom sou grootmaak en opvoed om sy Kerk later as sendeling of leraar te dien. Dit was blykbaar haar hartsbegeerte dat haar seun sendeling moes word. Sy was 'n getroue leseres van die Missionary Herald. Haar godvrugtige aard, lewenswandel en christelike opvoeding het ongetwyfeld 'n deurslaggewende rol gespeel in die vorming van sy karakter en lewensideale. Sy is op 5 Desember 1848 oorlede, nadat sy haar seun ná sy afskeid in 1834 nooit weer gesien het nie.

Daniel Lindley het in sy jeugjare kennis gemaak met baie aspekte van die plaaslewe; hy was baie lief vir bergklim en het dikwels in die bosse gaan wandel. Hy was lank gebou, gespierd en met 'n atletiese voorkoms. George Cato, 'n bekende inwoner van Durban het in later jare na ds. Lindley verwys as „'n goeie skut, ruiter, kolonis, sendeling en vriend." Hy was veral bekend as 'n kenner en liefhebber van perde. Op 'n keer het hy gesê: „Ek kan van pampoen en mieliepap lewe; ek kan in 'n hut slaap; ek kan 'n ou baadjie dra; maar ek kan nie 'n ou knol ry nie! Ek moet 'n goeie perd hê!" Hy het nooit leer rook nie en deur sy hele lewe was hy gekant teen die gebruik van sterk drank.

Ds. Jacob Lindley het besondere waarde geheg aan die studie van klassieke tale omdat hy oortuig daarvan was dat 'n studie van die klassieke tot die karakter- en verstandsvorming van die kind kan bydra. Daarom het hy ook toegesien dat Latyn en Grieks, tesame met 'n hele aantal ander nuttige vakke, soos Logika, Retorika, Wysbegeerte, Wiskunde en Geskiedenis, deur sy seun Daniel aan die Universiteit van Ohio bestudeer word. Na 'n vierjarige kursus, het Daniel sy B.A.-graad in 1824 behaal en twee jaar later sy M.A.-graad.

As student het hy veral in twee debatsverenigings 'n leidende en aktiewe aandeel geneem en in die loop van sy vierjarige studie het hy deur sy kalm optrede, selfversekerdheid en beskeidenheid 'n diep indruk op sy medestudente gemaak.

Terwyl hy met sy graadstudie besig was, het hy tot bekering gekom en besluit om vir predikant in die Presbiteriaanse Kerk te gaan studeer. Op 24 September 1824 het hy Athens te perd op pad na Virginia in die Suide verlaat — die perd was 'n geskenk van sy vader — en na 'n rit van 300 myl het hy in Hampden-Sydney aangekom waar hy hom as teologiese student aan die Union Theological Seminary laat inskrywe het.

Die kweekskool in Virginia was op daardie stadium nog in sy beginstadium en gehuisves in een gebou waarin twee professore met hul

gesinne sowel as die enkele studente onderdak moes vind. Aan die hoof van die inrigting het dr. John Holt Rice, die professor in teologie, gestaan. Hy was 'n ervare leraar, 'n gevierde prediker, 'n belese student en 'n buitengewoon bekwame administrateur. Daarby was hy diep geestelik en iemand met 'n vredeliewende aard wat hom doelbewus buite teologiese twiste gehou het. Hy het 'n weldadige en blywende invloed op sy studente uitgeoefen, ook op Daniel Lindley. Hy het ook daarvoor gesorg dat daar onder die studente 'n belangstelling in sendingwerk aangewakker word en dat 'n sendingatmosfeer aan die Kweekskool heers. Hy was ook 'n voorstander van die gedagte dat die Kerk nie net sendingverenigings in die Kerk moet bevorder nie maar dat die Kerk self 'n sendinggenootskap moet wees. Dr. Rice is in 1831 oorlede.

Aan die Kweekskool het Daniel Lindley kennis gemaak met 'n tak van die Society of Inquiry on the Subject of Missions to the Heathen, wat in 1811 aan die Andover College gestig is. Daarin het hy 'n aktiewe en leidende aandeel geneem. Ook was hy 'n aktiewe lid van die Filologiese Vereniging.

Onder leiding van dr. Rice het die studente 'n deeglike studie gemaak van Institutio Theologicae, 'n teologiese teksboek deur Francis Turretin. Die leerstellings van die ortodokse Calvinisme, geskrywe in Latyn, het daarin na vore gekom. In hul finale jaar moes die studente 'n studie, wat in Latyn geskrywe moes word, en oor 'n teologiese onderwerp gehandel het, inhandig. Verder het hulle kennis gemaak met Oosterse Literatuur, Hebreeus en in die loop van drie jaar het hulle 'n deeglike studie gemaak van die Griekse Nuwe Testament en die Hebreeuse Ou Testament. In hul eerste jaar het hulle verder 'n studie gemaak van Joodse Oudheidkunde, Bybelse Aardrykskunde, Tekskritiek, 'n studie van die Kánon en Interpretasie. In die tweede jaar het hulle aandag gegee aan Natuurlike Teologie en Kerkgeskiedenis, terwyl die teologiese studie in hul derde en finale jaar afgesluit is met 'n studie van Kerkgeskiedenis, Kerkregering en Pastorale Teologie.

Aan die einde van sy eerste studiejaar was sy studiefondse, ook die geld wat hy vir sy perd gekry het, uitgeput. Finansiële hulp wat aan hom deur welgesteldes aangebied is, wou hy nie aanvaar nie. Met 'n stoere gees van onafhanklikheid het hy verklaar dat hy nie glo dat God van enige mens verlang om sy selfrespek prys te gee ten einde hom vir Sy diens te bekwaam nie. Hy het verkies om op eie bene tot die bediening toe te tree. Daarom het hy na sy eerste studiejaar tydelik sy studie gestaak en vir ongeveer drie jaar onderwys gaan gee. Nadat hy voldoende geld gespaar het, het hy na die kweekskool teruggekeer en in Junie 1831 sy teologiese studie voltooi.

**Daniel Lindley as Presbiteriaanse Predikant.**

In Oktober 1831 het teologiese kandidaat Daniel Lindley na Oxford in Noord-Carolina gegaan waar die Kerkraad van Orange met prof. Hiram

Goodrich as moderator hom deeglik ondervra het oor sy literêre begaafdheid, sy proefondervindelike kennis van die godsdiens en sy bekwaamheid in teologie en ander sake. Die ondersoek wat gelyk gestaan het aan ons teenswoordige proponentseksamen het bevredigend afgeloop en op 11 Oktober 1831 is hy tot die evangeliebediening toegelaat. Op 3 April 1832 is hy na die Rocky River-gemeente in Noord-Carolina beroep. Hy het die beroep aanvaar en op 7 November is hy daar as Presbiteriaanse predikant en as opvolger van dr. John Makemie Wilson, die vader van sy latere kollega op Mosega, dr. Alexander Erwin Wilson, georden. Nadat hy oor die priesterskap van Christus (Hand. 7:25) gepreek het en daarna ondervra is oor die teologie, kerkgeskiedenis en kerkregering, is hy met gebede en handoplegging plegtiglik vir die evangeliebediening georden en as predikant van Rocky River-gemeente bevestig.

Sy eerste gemeente was geleë in 'n suiwer plattelandse, landelike omgewing. Sy huisbesoek het te perd geskied en by sy gemeentelede het hy spoedig gewild geword deur sy sterk persoonlikheid, sy doelgerigtheid, ywer, en die deeglik voorbereide op-die-man-af preke. Sy reputasie as prediker het gou bekend geword en hy moes dikwels in ander gemeentes op uitnodiging eredienste gaan waarneem het.

Daar het 'n aantal van sy preke en preeksketse bewaar gebly. Sommige was woord vir woord uitgeskrywe terwyl van ander weer net die hoofpunte bewaar gebly het. Hulle was egter almal modelle van ordelike, logiese uiteensetting en elke paragraaf netjies genommer. Sy preke het, onder andere, gehandel oor die soewereiniteit van God, oor die heiligheid van God, oor sonde, berou, vergifnis deur geloof in die gekruisigde Seun van God en oor geregtigheid. In sy bewaargeblewe preke en preeksketse kan nêrens enige verwysing gevind word oor die leer van predestinasie en uitverkiesing nie, ofskoon hy 'n aanhanger was van die Westminsterkonfessie. Ds. Lindley het blykbaar in sy preke ook geleer dat goeie werke „die enigste goeie bewys is van bekering." In hierdie verband het hy ook gesê: „Jy het geen reg op die **vertroostinge** van die godsdiens nie, selfs nie op die **hoop** dat jy 'n Christen is nie, tensy jou godsdienstige geneenthede genoeg krag besit om jou tot 'n aktiewe en selfopofferende lewe in die diens van Christus te bring." Hierdie gedagte kom herhaaldelik na vore in sy prediking. In sy prediking was daar 'n element van deurdringendheid, hartstogtelikheid en Skrif-gebondenheid. Dit het egter steeds met takt en liefde geskied. Toe hy na veertig jaar weer 'n besoek aan Rocky River afgelê het, het hy gevind dat sy eertydse gemeentelede sy boodskappe nog onthou het.

In sy twee jaar-lange bediening in Rocky River het meer as 250 persone deur bekering tot die gemeente toegetree; hy het 'n Sondagskool gestig en

'n tak van die Matigheidsbond in die lewe geroep om drankmisbruik te bekamp. Hy was baie gelukkig in sy werk as predikant op Rocky River. Sy gemeentelede was baie geheg aan hom en ook in die plaaslike gemeenskap het hy in hoë aansien gestaan.

Op 'n sekere dag het hy in sy studeerkamer 'n uitgawe van die Missionary Herald onder oë gekry. Daarin het hy 'n dringende oproep van die American Board of Commissioners for Foreign Missions (die A.B.C.F.M.) teengekom, gerig aan die gevestigde en ervare predikante waarin hulle gevra is om as predikante te bedank en as sendelinge na die nie-Christelike wêreld te gaan. Sy eie reaksie op die oproep het hy as volg beskrywe: „Ek het gehoor gegee aan die beroep, my bedanking ingehandig en gegaan!" Sy gemeentelede was verbaas en sommige selfs verontwaardig oor sy besluit. Toe hy egter vier preke oor die Koninkryk van God en 'n vyfde een oor die Groot Opdrag gelewer het, uit sy hart, soos nog nooit tevore nie, het sy gemeentelede tot die besef gekom dat ds. Lindley op die roepstem van God geantwoord het. Hulle het hom laat gaan met die woorde: „Dit is Sy wil dat u moet gaan!" Op 4 April 1834 het hy vervolgens sy eervolle ontslag as predikant van die Rocky River-gemeente ontvang.

In ds. Daniel Lindley se besluit om as sendeling na Suid-Afrika te gaan, was hy in werklikheid getrou aan 'n familietradisie: Een van sy voorvaders het in die sewentiende eeu die Atlantiese Oseaan oorgesteek ter wille van sy gewete; 'n ander een was daarna 'n baanbreker, eers in Connecticut en daarna in New Jersey; sy grootvader, Demas Lindley, het sy tentpenne aan die Ooskus van Amerika uitgetrek en met sy gesin, familie en vriende na die Weste verhuis, terwyl sy vader, Jacob Lindley, die trekpad na Ohio gevolg het. Dit is dus glad nie vreemd nie dat ds. Lindley een van die eerste Amerikaners was wat pionierswerk op die gebied van die Christelike sending in Afrika gaan doen het. Toe hy in Desember 1834 uit Amerika op pad na Kaapstad vertrek het en toe hy in 1836 op Mosega as sendeling begin werk het, het hy seker nooit kon droom dat hy binne enkele jare as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk baanbrekerswerk in die boesem van die Voortrekkergemeenskap in die binneland van Suid-Afrika sou verrig nie.

**Ds. Daniel Lindley as predikant van die Transgariepse Nederduitsch Hervormde Kerk.**

Voordat 'n beskrywing gegee word van ds. Lindley se aanstelling as predikant van die Voortrekkers en sy arbeid in die boesem van die Transgariepse of Transoranjese Nederduitsch Hervormde Kerk tot in die begin van 1844, moet daar aanvanklik baie kortliks verwys word na sy wedervarings vanaf Januarie 1837 tot in Desember 1839.

Die Amerikaanse sendelinge het van 31 Januarie 1837 tot 8 Maart op Thaba 'Nchu vertoef, die grootste gedeelte van dié tydperk op die sendingstasie van Archbell en Sephton. Daarna het hul trek met veel moeite en

sorge oorland oor Grahamstad tot in Natal gegaan, waar hulle op 27 Julie almal behoue aangekom het met die oog op sendingwerk onder die Zoeloes, waar die „Maritime Party" (Champion, Grout en Adams) reeds vanaf 1835 werksaam was.

In November 1837 het Piet Retief sy eerste besoek by Dingaan afgelê, nadat hy in April van daardie jaar hom by die trekbeweging uit die Kaapkolonie aangesluit en in Oktober na Port Natal gereis het. By geleentheid van sy besoek aan Natal het hy ook met ds. Lindley kennis gemaak. Daarna volg op 6 Februarie die moord op Piet Retief en sy sewentig burgers; die gruwelike moorde op die niksvermoedende Voortrekkers langs Moordspruit, by Weenen, Bloukrans en elders in Noord-Natal en die aanvalle in Maart op Dingaan deur 'n aantal Engelse en naturellevolgelinge van Port Natal. Van toe af het daar 'n tydperk van groot onsekerheid en verwarring in die omstreke van Port Natal ingetree. Op 25 Maart het al die Amerikaanse sendelinge met hul gesinne, met die uitsondering van ds. Lindley, Natal per skip verlaat op pad na Port Elizabeth waar hulle tydelik sou gaan woon. Nadat die Zoeloes in die loop van April 'n suksesvolle aanval op die blankes van Port Natal gedoen het, het ds. Lindley Natal op 11 Mei per skip verlaat en via Delagoabaai op 22 Junie 1838 in Port Elizabeth aangekom. Vir bykans 'n volle jaar het hy in Ooskaapland vertoef, waarvandaan hy en dr. Adams in Junie 1839 na Natal teruggekeer het. Intussen het die Slag van Bloedrivier op 16 Desember 1838 plaasgevind en is daar in Maart van die volgende jaar 'n „vredesooreenkoms" tussen die Boere en Dingaan gesluit. Ds. Lindley het in Augustus 1839 weer na Port Elizabeth vertrek en na die geboorte van Sarah Lindley, het hy en sy gesin in Desember weer 'n keer na Natal vertrek. Die Engelse troepe wat in Desember 1838 in Port Natal geland het, en van toe af daar gestasioneer was, het intussen op 24 Desember 1839 Port Natal verlaat.

Links: Hierdie tekening stel komdt. genl. Andries W. J. Pretorius voor waar hy en 'n aantal van sy volgelinge afgevaardigdes van Dingaan in Port Natal in 1839 ontmoet het. Regs op die foto sit J. J. (Kootjie) Burger, wat in Natal en later in Andries Ohrigstad 'n rol op politieke gebied gespeel het, en skrywe. Die vrou, wat links van Pretorius sit, was vermoedelik Christina, sy eerste vrou wat in 1848 by Warmbad oorlede is. Wie die ander Voortrekkers op die tekening is, kan nie met sekerheid gesê word nie. Dit was veral Pretorius wat in 1853 by ds. Van der Hoff aangedring het om toe te sien dat die Transvaalse Nederduitsch Hervormde Kerk hom onder geen omstandighede onder die Sinode van die Kaapse Nederduitsche Gereformeerde Kerk moet stel nie. Hy was in 1849 ten gunste van die stigting van 'n dorp op Mabotsa, die eertydse sendingstasie van Livingstone.

**Kontakte tussen die Amerikaanse sendelinge en die Hollandssprekendes.**

Met die koms van die Amerikaanse sendelinge na die binneland van Suid-Afrika was die inboorlinge, en nie die blankes nie en nog minder die Hollandssprekende Boere, in die middelpunt van hul belangstelling en die voorwerp van hul sendingwerk.

Waar ds. Lindley vanaf die tweede helfte van 1839 in toenemende mate in sy hoedanigheid as onderwyser en predikant by die Voortrekkergemeenskap betrokke sou wees, moet die agtergrond wat tot die vrugbare en interessante tydperk in sy lewe gelei het, kortliks aangetoon word.

Reeds as student het ds. Lindley en sy medestudente aan die Union Theologisal College kennis gemaak met die Calvinistiese Dutch Reformed Church van Amerika. Vir dié Kerk het die lidmate van die Presbiteriaanse Kerk as geesgenote in baie opsigte, begrip en waardering gehad. Ook in hul daaglikse lewe het hulle met dié Kerk en sy lidmate kennis gemaak. Hulle het in hul studiejare en daarna ook bekend geraak met die feit dat die Dutch Reformed Church van Amerika een van die Kerke was wat betrokke was by die American Board of Commissioners for Foreign Missions. Toe hulle later in Natal voor die probleem van hulp aan die Voortrekkers te staan gekom het, het hulle probeer om hulp vir die Boere uit daardie oord te bekom.

Tydens die sendelinge se oponthoud in Kaapstad in Februarie en Maart 1835, het ds. Lindley en sy medesendelinge nie net begin om 'n studie van Nederlands te maak nie, maar hy self het persoonlik kennis gemaak met ds. Abraham Faure, predikant van die Groote Kerk in Kaapstad. Sodoende het ds. Lindley vir die eerste keer eerstehandse kennis opgedoen van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk, die Kerk waaraan 'n baie hoë persentasie van die Hollandssprekende inwoners van Kaapland op daardie stadium as doop- en belydende lidmate behoort het.

Op hul lang ossewareis van Kaapstad tot by die noordelike grens van die Kaapkolonie, het hulle feitlik daagliks in kontak met die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk gekom, deur wie hulle vriendelik en gasvry behandel is. Sodoende het hulle 'n goeie indruk van die Hollandssprekende boerebevolking gekry. Ook die Amerikaners, met hul steeds vermeerderende kennis van Nederlands, het 'n goeie indruk op die Boere langs die pad gemaak. Dit was egter in die eerste plek veral ds. Lindley met sy aangename persoonlikheid en geaardheid, sowel as sy forse liggaamsbou, gebrei in die pionierslewe aan die westekant van die Alleghany-gebergte, wat 'n besondere aangename indruk op die Boere gemaak het. Met hulle het hy baie goed oor die weg gekom. Hierdie kennismaking het hy later hernieu toe hy van Kuruman na die Boere van die Kolonie teruggekeer het met die doel om slagvee te gaan koop.

Die Slag van Mosega op 17 Januarie 1837 het daartoe gelei dat die verdere lotgevalle van ds. Lindley en sy medesendelinge van toe af baie nou verweef sou wees met dié van die Voortrekkers, 'n situasie en tydperk

in hul lewe as sendelinge wat hulle tot op daardie stadium nooit voorsien het nie. Reeds op die oggend van 17 Januarie, in die hitte van die begin van die aanval, is hulle op Mosega met vriendelikheid en bedagsaamheid deur een van die aanvoerders en lede van die kommando behandel. Ook tydens die lang en spanningsvolle trek na Thaba 'Nchu is hul aanvanklike gunstige indrukke van die Boere versterk. Op die reis na die Voortrekkerlaer by Thaba 'Nchu en hul tydelike verblyf daar, het die Voortrekkers ds. Lindley nog beter leer ken en hy vir hulle. Algaande het hulle tot die oortuiging gekom dat hy feitlik in elke opsig een van hulle was. Dit was veral tydens die hou van aandgodsdiens en eredienste onder leiding van ds. Lindley dat die kommandolede en die res van die Voortrekkers by Thaba 'Nchu tot die besef gekom het dat hy uitmuntend geskik en bekwaam was om in hul geestelike behoeftes te voorsien.

Op hul verdere trek na Grahamstad en vandaar oorland na Natal, het die sendelinge algaande langs die pad en in die dorpe kennis gemaak met die Hollandssprekende Boere. Vir 'n tydlank sou hulle in Natal net met Zoeloes en met die enkele Engelse van Port Natal in aanraking kom. Teen die einde van 1837 het die voorhoede van die Voortrekkers egter in Natal opgedaag om in onderhandeling met Dingaan te tree oor die afstand van grond, en vanaf November van daardie jaar het ds. Lindley persoonlik kennis gemaak met Piet Retief, Lourens Badenhorst, die ouderling en landdros van Port Natal en ander leidende Voortrekkers. Vanaf November 1837 sou ds. Lindley in toenemende mate betrokke raak by die lotgevalle van die Voortrekkers in Natal. Vanaf die tweede helfte van 1839 sou hy vir enkele jare, eers as onderwyser, en daarna as predikant van die Voortrekkers feitlik een word met die Boeregemeenskap. Sodoende sou hy 'n heel besondere plek inneem in hul daaglikse en kerklike lewe en sou 'n aantal lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat vanaf die veertiger jare 'n werksame aandeel geneem het in die opbou van Kerk en Staat in die verre Marico, op Potchefstroom en elders in die Oorvaalse gebied ook voorwerpe van sy gewaardeerde evangeliebediening wees.

**Die Voortrekkers as voorwerp van sendingwerk en evangeliebediening.**

In 'n brief wat op 12 Desember 1838 deur dr. Rufus Anderson, Buitelandse Sekretaris van die American Board of Commissioners for Foreign Missions aan die Amerikaanse sendelinge in Natal geskrywe is, maak dr. Anderson melding van die feit dat die Prudential Committee kort vantevore besondere aandag gegee het aan 'n brief wat ds. Lindley op 27 Maart vanuit Port Natal aan hoofkantoor geskrywe het. Op daardie stadium het daar van die twaalf persone wat in Desember 1834 Amerika op pad na Suid-Afrika verlaat het, nog net ds. Lindley in Natal agtergebly om, volgens onderlinge afspraak met sy kollegas, 'n wakende oog te hou oor die gang van sake in Natal en dan mettertyd aan dr. Adams en die dames Adams en Lindley in Port Elizabeth verslag te doen oor die toestande en vooruitsigte in Natal.

Die afleiding kan gemaak word dat in die brief wat ds. Lindley op 27 Maart 1838 aan dr. Anderson geskrywe het, en wat blykbaar nie bewaar gebly het nie, hy verwys het na **die moontlikheid dat hy,** onder andere, as **evangeliedienaar onder die Boere in Natal sou kon werk.** Dit mag ook wees dat ds. Lindley op formele wyse toestemming daartoe gevra het. Uit die antwoord van die Prudential Committee is dit duidelik dat ds. Lindley op 'n besluit oor sy en die oorgeblewe sendelinge se toekomstige optrede aangedring het. Die Prudential Committee is vermoedelik ook gevra om standpunt in te neem ten opsigte van voortgesette finansiële steun aan die Natalse sendelinge in geval hulle in die nabye toekoms as onderwysers en evangeliedienaars onder die Voortrekkers werksaam sou wees. Die Prudential Committee was in sy optrede ten opsigte van voortgesette finansiële ondersteuning aan die sendelinge in geval hulle onder die Boere sou gaan werk, egter gebind deur bepalings in die stigtingsakte van die A.B.C.F.M. Voordat 'n besluit oor ds. Lindley se versoek geneem kon word, is meer inligting oor 'n verskeidenheid van sake gevra, onder andere oor die plekke waar die sendelinge gevestig sou word; die aantal Boere wat bedien sou word, en oor die wenslikheid dat 'n aantal sendelinge uitsluitlik onder die Boere sou arbei en die res uitsluitlik onder die inboorlinge.

Toe ds. Lindley sy brief geskrywe het, was die res van die Amerikaanse sendelinge aan boord van die skip Mary wat reeds op 25 Maart uit die hawe van Port Natal op pad na Port Elizabeth gevaar het. In 'n brief wat eerw. Champion aan sy kollega Grout op daardie stadium geskrywe het, verstrek hy die agtergrond van die aansoek wat ds. Lindley aan die Prudential Committee gerig het: „While remaining on board, **we began to think of the Boers as a field of labor. We urged it specially on Brother L(indley) as he had given up the natives."** Wat in hierdie verband van belang is, is dat die sendelinge voor hul vertrek uit Port Natal op 25 Maart 1838 gedagtes gewissel het oor die moontlikheid om as evangeliedienaars onder die Boere te gaan arbei en dat daar veral by ds. Lindley aangedring is om predikant onder die Voortrekkers te word. 'n Dag voor die vertrek van die skip na Port Elizabeth het ds. Lindley vervolgens besluit om voorlopig in Natal agter te bly. Volgens eerw. Champion was ds. Lindley op daardie stadium nie van opinie dat daar 'n arbeidsveld onder die Boere bestaan nie. Hy sou in elk geval in Port Natal wag en kyk wat gaan gebeur.

In dieselfde brief van Champion aan Grout, wat op 3 April 1838 in Port Elizabeth afgesluit is, word gemeld dat dr. Wilson mismoedig geraak en vir daardie rede verlof gevra en gekry het om na Amerika terug te keer; dat eerw. Venable dit oorweeg het om ook terug te keer, terwyl hy self van mening is dat die vooruitsigte vir sendingwerk in Natal donker is. Dan voeg eerw. Champion die volgende veelseggende sinsnede by: **„The Boers will make an interesting field for persons qualified",** terwyl hy ook verwys na die feit dat **eerw. Francis Owen,** die Engelse sendeling wat saam met sy kollega, eerw. Hewetson, ook op pad was na Port Elizabeth, **„has offered himself to the Boers",** maar dat niemand glo dat die Boere hom sou aanvaar nie.

Waar die sendelinge op daardie stadium aan die een kant terdeë besef het dat die posisie van die Zoeloes in Natal baie onseker was; dat die finansiële toestand van die A.B.C.F.M. baie kommer gebaar het; dat die sake van die Natalse sending in die war verkeer het en dit twyfelagtig was of die sendelinge met hul sendingarbeid in Natal sou kon voortgaan, het hulle aan die ander kant net so goed besef dat die Boere nie deur neer- en teenslae afgeskrik sou word nie; dat hulle vir versterkings uit die Kaapkolonie gevra het en dat daar selfs 'n gerug die ronde gedoen het dat al die Hollandssprekendes uit die Kaap gaan emigreer. Sodra ds. Lindley sy waarnemings in Natal voltooi sou gehad het, het sy kollegas verwag dat hy 'n mening sou lug oor hul „prospects of future usefulness" in Natal.

In weerwil van eerw. Champion se opmerking in sy brief van 3 April aan Grout dat hy van opinie is dat die Boere 'n interessante arbeidsveld sou uitmaak vir gekwalifiseerde persone, het hy op 9 April 1838 aan dr. Anderson geskrywe: „I am not yet prepared to say what I think about them as a field of labor."

Die Prudential Committee het in die loop van 1838 en 1839 by verskillende geleenthede baie ernstige aandag gegee aan die moeilike kwessie van finansiële en morele ondersteuning vir arbeid onder die Boere, veral na aanleiding van die feit dat die Boere volgens hul opinie 'n belangrike arbeidsveld verteenwoordig het. Hulle kon egter nie tot 'n beslissing kom nie en het steeds bly twyfel wat hul amptelike standpunt behoort te wees. Aan die ander kant het hulle besef dat die geestelike welsyn van die Boere bevorder kon word deur die verspreiding van Bybels, traktaatjies en ander vorme van pastorale arbeid, steeds onder die verstandhouding dat dit 'n bykomstige taak bly. Oor die kwessie van die bewilliging van fondse vir die druk van boeke en die stigting en onderhoud van skole vir kinders van die Boere, sou daar egter probleme opduik. In die lig van talle probleme wat 'n finale beslissing bemoeilik het, is die gedagte uitgespreek dat dr. De Witt van die „Reformed Dutch Church" van Amerika vir raad en hulp genader behoort te word.

Intussen het die toestand in Natal sienderoë verder versleg, sodat ds. Lindley op 5 Mei 1838 aan sy vrou skrywe dat „Natal is now a miserable desolation", en „Natal is spread with gloom", terwyl boonop swaar verliese gely is by geleentheid van die plundering deur die Zoeloes van hul sendelingshuis op Umlazi en van die eiendom van die sendelinge elders in Natal. Dan spreek ds. Lindley op 7 Mei 1838, 'n paar weke voor sy vertrek na Port Elizabeth, die volgende veelseggende gedagtes uit: „It seems plain, at the present time, that we need attempt nothing further for the natives in this neighbourhood. We expect to hear from the Boers before the expiration of 48 hours."

Terwyl daar vanaf Junie 1838 tot Junie 1839 baie gewigtige gebeurtenisse in Natal afgespeel het, het ds. Lindley, van uit Port Elizabeth en

omstreke, waar hy saam met sy gesin tydelik woonagtig was, die gang van sake in Natal noukeurig dopgehou. In daardie tyd het die Pretorius- en Landman-trekke Natal bereik en het die epogmakende slag van Bloedrivier op 16 Desember 1838 plaasgevind. Intussen het ds. Lindley, lydende aan aanvalle van brongitis en 'n algemene afgematheid, die houding van die Voortrekkers teenoor 'n moontlike en verwagte Engelse anneksasie probeer peil. Aan die een kant is berig dat die Boere onwillig sou wees om weer 'n keer onder Britse beheer te kom, en aan die ander kant die vraag gestel of die Boere hulle nie gewilliglik en sonder weerstand aan die Engelse sou onderwerp nie.

Nadat dr. Adams teen die einde van Maart 1839 van uit Port Natal berig het dat die Boere tydelik vir veiligheidsredes in vyf paalverskansings woon, het ds. Lindley in Junie 1839 na Natal teruggekeer. In dieselfde tyd het 'n epidemie van masels, nie alleen in Port Elizabeth en omstreke geheers nie, maar ook na Natal versprei. Die Boere was toe nog steeds in paallaers gehuisves. Ds. Lindley is vriendelik deur die Boere ontvang en hy was terdeë bewus van die toegeneentheid wat hulle vir hom gehad het.

In 'n brief wat ds. Lindley op 15 Junie 1839 aan sy vrou begin skrywe en op 15 Julie verder geskrywe het, vertel hy dat hy in die maand wat verby was, onder die Boere rondgegaan, twaalf verskillende kampplekke of laers besoek het en bygevolg baie goed op hoogte was met die omstandighede van die emigrante. ,,I was surprised'', vertel hy, ,,to find them in so good spirits as they really are. Their losses and sufferings have been very great and yet they seem almost as cheerful as though nothing had happened to them.'' Dan voeg hy by dat dit baie duidelik is dat daar geen sprake is dat hulle van plan is om die vrugbare en waterryke land prys te gee nie.

Op daardie stadium het die maselepidemie nog steeds in Natal geheers en ds. Lindley het aan sy vrou te kenne gegee dat sodra die kinders gesond is van die masels **,,I am going to commence school for the Dutch children. The Dutch need my help and I will help them if the Lord so will!''** Aan eerw. Venable, destyds terug in Amerika, het hy teen die einde van Julie geskrywe dat die Boere 'n groot aantal onderwysers nodig het en bygevoeg: ,,I do not know a more important field according to its size than is now open among them, and the importance of this field will soon be doubled.''

**Ds. Lindley as voorspraak in Amerika vir die Voortrekkers en hul Hervormde Kerk.**

Ofskoon die Prudential Committee in Desember 1838 gereageer het op 'n brief wat ds. Lindley op 27 Maart geskrywe het oor die arbeidsveld wat onder die Boere braak gelê het, blyk dit dat ds. Lindley reeds op 1 Desember 1837 in 'n brief aan dr. Rufus Anderson sy ernstige besorgdheid op skrif gestel het oor die gebrekkige onderwyspeil van die Voortrekkers, hul behoefte aan skoolonderrig en hul gebrek aan godsdienstige bearbeiding.

Toe hy in sy brief as voorspraak vir die Boere in sy geboorteland opgetree het, het hy twee weke vantevore vir die eerste keer kennis gemaak met „goeverneur myn heer" Piet Retief by Port Natal, wat op hom die indruk van 'n waardige, vroom en karaktervolle mens gemaak het. Die vraag kan gestel word of die driedaagse besoek van Piet Retief, Lourens Badenhorst en ander lede van die Boereafvaardiging in November 1837 aan ds. Lindley en sy gesin in die sendelinghuis op Umlazi, nie moontlik die begin van 'n keerpunt in die lewe en werk van ds. Lindley in Natal bewerkstellig het nie. Dit is merkwaardig hoedat ds. Lindley in sy brief van 1 Desember 1837 reeds as pleitbesorger vir die Boere opgetree het en hoedat hy hom die taak opgelê het om hul onderwys en godsdienstige belange te bevorder.

„Graag doen ek nou," het hy geskrywe, „'n oproep om hulp uit een of ander bron vir die Boere. Hulle is in der waarheid net sulke voorwerpe vir Christelike liefdadigheid as die mense na wie toe ons gekom het. Hulle het geen leraar nie, geen onderwyser vir hul kinders nie, byna geen boeke nie, en byna niks om hulle te keer om in die dieptes van die heidendom te versink nie. Hulle verlang om van boeke en onderwysers wat hulle nodig het, voorsien te word . . . Daar is onder hulle 'n aantal ordeliewende en fatsoenlike persone, van wie 'n klein aantal godvrugtig mag wees . . . **Die Boere is almal vanselfsprekend lidmate van die Hervormde Kerk** (Reformed Church) waaraan hulle 'n dweepsieke eerder as 'n intelligente gehegtheid openbaar.

„Sonder skole, sonder onderwysers, sonder leraars, wat sal daar van hulle word? Ons hier is van opinie dat iemand hulle moet versorg. Tensy hulle geestelik bearbei word (godsdiensonderrig kry), sal hulle alles in hierdie land omkeer. Hulle het my versoek om my bes te doen om vir hulle 'n leraar en boeke te verkry. Is daar enige moontlikheid dat die „Dutch Reformed Church in America" hulle enige hulp sal verleen indien die Kerk formeel deur goewerneur Retief genader sou word? Hulle moet êrens vandaan hulp ontvang of so nie, terugval in die heidendom. Ek beskou die wat nou hier aankom slegs as die voorlopers van 'n groot menigte wat hulle uit die Kolonie sal volg. Deur wie moet hierdie duisende in Christelike en ander nuttige kennis onderrig word? Die sukses, nee, die voortbestaan van u sendingwerk in Suid-Afrika hang saam met die vraag of die Boere van die genademiddele voorsien gaan word, of sal moet bly soos hulle is.

„Sommige van die Engelse Kerke mag aanbied om hulle te help. As dit mag gebeur, vrees ek, sal hulle die hulp weier, aangesien hulle blykbaar vasberade is om geheel en al niks met die Engelse te doene te hê nie. Amerika en die Amerikaners verkeer in aansien by hulle en hulp uit my dierbare vaderland, veral as dit van die „Dutch Reformed Church" sou kom, sou sonder enige hinderlike vooroordeel ontvang word . . . "

Ds. Lindley het in 1835 deur middel van ds. Faure van die Groote Kerk in Kaapstad eerstehands kennis gemaak met die Kaapse Nederuitsch Hervormde Kerk, wat in die daaglikse omgang kortweg die Hervormde Kerk

(Reformed Church) genoem is, en daarna was daar verskillende geleenthede waar hy met lidmate van dié getalsterke Hollandse Kerk kennis gemaak het. In die lig hiervan is dit belangrik om kennis te neem van die feit dat ds. Lindley in Desember 1837 — ook kort na sy kennismaking en daelange gesprekke met Piet Retief en ander leiersfigure van sy trek — die bewering maak dat **„die Boere almal vanselfsprekend lidmate is (matter-of-course members) van die Hervormde Kerk (Reformed Church)**. Dit sou **dieselfde term** wees **wat komdt. Hendrik Potgieter, veldkornet G. J. Kruger, kerkraadslid P. J. van Staden en ander in 1841 in hul kollektelys vir die boufonds vir 'n kerkgebou in die Oorvaalse gebied gebruik het,** en ook die Ring van Graaff-Reinet toe dit op 22 November 1838 leiding moes gee „hoe men handelen moet met **degenen die alhier tot ledematen aangenomen zijn geworden, en nog aan de Hervormde Kerk gehecht zijn . . . "**

**Ds. Lindley as onderwyser vir die Voortrekkers.**

Nadat ds. Lindley vanaf die begin van Augustus tot November 1839 weer 'n keer sy gesin in Port Elizabeth gaan besoek het, het hy, vergesel van sy gesin in Desember 1839 weer na Natal, waar baie werk op hom gewag het, teruggekeer. Intussen het Panda se volgelinge 'n oorwinning oor Dingaan se krygsmag behaal, het laasgenoemde op die vlug geslaan en sy einde in Swaziland tegemoet gegaan, en is Panda op 10 Februarie 1840 as koning van die Zoeloes deur komdt.-genl. Pretorius verklaar.

In die begin van 1840 het ds. Lindley, met drie jaar ondervinding as onderwyser in sy geboorteland en met 'n studie van onderrigmetodes op Griekwastad en Kuruman, 'n skool vir Voortrekkerkinders in een van die paallaers digby Umlazi geopen. Teen die einde van Januarie het reeds ongeveer negentig leerlinge die skool bygewoon. Verreweg die meeste van hulle was ouer as agt jaar, terwyl 'n aantal van hulle reeds volwassenes was. Van die getal was daar net ongeveer veertien wat 'n redelike leeskennis besit het; 'n derde van hulle moes begin om die A.B.C. te leer en nie een van hulle kon verder as drie maal twaalf vermenigvuldig nie. Blykbaar het nie meer as vyf van die hele skool ooit probeer skrywe nie. Die gedrag van die leerlinge was oor die algemeen goed; hulle het blykbaar daarvan gehou om skool te gaan en hul vordering op skool het ds. Lindley tevrede gestel. „I cannot but feel," het hy in verband met sy werk as onderwyser geskrywe, „that the field I occupy is one of the most important in South Africa."

Aangesien dit nie wenslik was dat die Lindley-gesin vir 'n onbepaalde tyd langer by dr. Adams sou inwoon nie, het die ouers van sy leerlinge vir ds. Lindley en sy gesin 'n woning in die Boerekamp opgerig. Die afmetings van die gerieflike grasdakwoning vir die onderwyser was dertig voet lank en twaalf en 'n half voet breed.

Aanvanklik is elke dag van die week, met die uitsondering van Sondae, vyf uur skoolgehou. Mev. Lindley het elke dag vir 'n paar uur as die assistente van haar man opgetree.

Afgeg. Potchefstroom
R.C.C 8/41 — Den 1sten Novem-
ber 1841.—

Waarde Broeders Landgenooten en mede Lidmaaten der Hervormde Kerken, benevens alle Christelijke Kerken van Zuid Afrika.—

Wij ondergeteekenden van deze Nieuw bewoonde waereld Deel wenden ons met eene Christelijke verzoek aan elk en een iegelijk die Zulks ter harte mogte gaan, en een deel wenste te hebben door een Gestichte alhier op te richten, alwaar wij onze Groot Schepper van 't geheelal in Zuiverheid dienen op dat wij door een geregt harten uit genade het eeuwige gelukzaligheid mogte beërven.—

Zoo dan Broeders en Vrienden zij het u alle kennelijk, hoe wij hier in deze landstreek zijn geraakt, en door de Heydensche Bloeddorstige Aardsche Inwoonders zijn geruïneerd geworden, zoo aan Goed als Bloed en op dien wijze [illegible] is geworden, En nu niet in Staate zijn de van onze Zijde uitleen een Kerk of zoodanig Gestigt te doen Bouwen is dus de oorzake dat wij ootmoediglijk verzoek, dat elk en een iegelijk hunne behulpzame hand willen bieden te geven na hunne vermogen hoe gering het ook zij, met alle dank zal worden aangenomen — En worden de Broeders vrienden verzocht welke daartoe genegen is iets te geven, als dan dezelve aan den Broeders vriend Johannes Hendrik Schoeman afte geven

H. Potgieter Comdant
P. J. v. Staade Kerkraad
G. J. Krieger Veldkornet
N. Grobler Veldkornet
H. J. van Rensburg V.kornet

P. J. Lou
Landdrost
Heemraden
F. C. Elof
W. [illegible]
M. C. Jacobs
R. P. Dutoit
G. S. Maré

Bedrag

Kollektelys, gedateer Potchefstroom, 1 November 1841, waarin komdt. H. Potgieter, landdros P. J. Lou(w) en 'n aantal veldkornette, heemrade en kerkraadslede by lidmate van die Hervormde Kerk, onder andere, bydraes vra vir die bou van 'n kerkgebou op Potchefstroom. Dié kerkgebou is tien jaar daarna ingewy. Talle inwoners van Marico het in die loop van die jare daarin aanbid.

Die Prudential Committee het uiteindelik toestemming verleen dat ds. Lindley 'n gedeelte van sy tyd aan die Boere kon bestee terwyl die Sendingraad van die „Dutch Reformed Church in America" belowe het om 'n geldelike bydrae te maak tot die bestryding van uitgawes wat in verband sou staan met ds. Lindley se arbeid onder die Boere in Natal. Die Boere het na vermoë bygedra tot die onderhoud van die skool. Die kollegas van ds. Lindley het sy werk onder die Boere goedgekeur maar op daardie stadium was hulle nie te vinde vir die gedagte dat ds. Lindley hom voltyds in diens van die Boere sou stel nie.

Algaande het dit moontlik geword dat die Boere hul toegekende plase kon gaan okkupeer en stadigaan het die mense die Boerekampe begin verlaat. Die kinders het egter in die tydelike wonings van hul ouers in die sorg van bejaarde persone agtergebly met die doel om die skool nog langer by te woon.

In 'n oorsig oor die eerste jaar waarin sy skool vir Voortrekkerkinders in Port Natal bestaan het, het ds. Lindley teen die einde van Januarie 1841 geskrywe dat hy ses uur elke dag vir vyf dae van elke week skoolgehou het vir 'n leerlingtal wat soms tot 130 gestyg het. Die gemiddelde leerlingtal was tenminste 100. In die loop van die jaar het ongeveer 200 seuns en dogters die skool bygewoon. Van dié getal het ongeveer 100 geleer om te lees. Van hierdie laaste groep het die meeste met die A.B.C. en die abakus begin. Meer as 'n honderd van die leerlinge het in 'n meerdere of mindere mate vordering in die skryfkuns gemaak. Bykans 100 het 'n begin met syferwerk gemaak. In die onderrig van dié vak het ds Lindley ongelukkig nie 'n rekenkundeboek tot sy beskikking gehad nie in weerwil van die feit dat hy feitlik by elke Vootrekker navraag na die besit van 'n rekenboek gedoen het. Hy het egter nie een enkele Voortrekker teengekom wat ooit 'n rekenkundeboek in Nederlands onder oë gehad het. Die enigste uitsondering was 'n jong handelaar uit Kaapstad wat 'n klein werke oor gewone breuke in sy besit gehad het. Vir ds. Lindley was die vermelding van hierdie feit gelykstaande aan 'n hele bladsy oor die destydse toestand van die onderwys onder die Hollandssprekende boere van Suid-Afrika!

Die onderrig van twee kategismusse waarin altesaam 646 vrae en antwoorde voorgekom het, het blykbaar deel uitgemaak van die skoolonderrig.

Die enigste leesboeke wat ds. Lindley gebruik het, was Bybels en traktaatjies. By geleentheid van sy laaste besoek aan Port Elizabeth en omstreke in die tweede helfte van 1839, het hy in die distrik Albanië van die sekretaris van die Salem Bible Society sewentig Hollandse Bybels en eenhonderd Nuwe Testamente as 'n geskenk vir verspreiding onder die Natalse emigrante ontvang. Ds. Lindley het dit as 'n goddelike beskikking gesien dat sy skool, voordat hy self ooit daaraan gedink het om een in

Natal te stig, voorsien is van leesboeke. As hy as onderwyser nie oor die Hollandse Bybels en Nuwe Testamente beskik het nie, sou die gebrek aan Hollandse leesboeke sy werk in 'n groot mate gekortwiek het.

Mev. Lindley het haar man elke dag met sy skoolwerk bygestaan. Daarbenewens het sy in die onderwyserswoning aan 'n groep leerlinge Engelse lesse gegee. Ook met die ouers van leerlinge het sy gereeld kontak gehou.

Deur middel van sy skool — die eerste Hollandse skool in Natal — het ds. Lindley en sy eggenote 'n belangrike bydrae gelewer tot die onderwys en opvoeding van die Voortrekkerkinders in Natal. In latere jare het 'n aantal Afrikaners wat hoë posisies in Kerk en Staat verwef het, met dankbaarheid teruggekyk na die jare toe hulle hul aanvangsonderwys van die Lindley-egpaar ontvang het. In daardie jaar waarin hy op so 'n intieme wyse met die Voortrekkerkinders en hul ouers omgang gehad het, het hy 'n dieper insig gekry in al die fasette van die karakter en lewenswyse van die Voortrekkers. Daarbenewens het ds. Lindley 'n besondere kennis opgedoen van die Hollandse taal, veral in die vorm van Afrikaans wat die Boere op daardie stadium gepraat het. Sy werk as onderwyser in Natal in 1840 het hom op 'n onverwagse wyse voorberei vir sy werk as die eerste geordende predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Voortrekkergemeenskap buite die grense van die Brits-beheerde Kaapkolonie. Hy was dan ook in werklikheid die eerste Hervormde predikant van die Potchefstroomse gemeente waaruit die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Zeerust (Marico) in 1871 tot stand gekom het.

**Ds. Lindley as predikant in Port Natal.**

Kort nadat ds. Lindley en sy gesin uit Port Elizabeth teruggekeer en voordat hy met sy werk as onderwyser in die Boerekamp in Port Natal 'n aanvang gemaak het, het daar in die volksraadsitting van 3 Januarie 1840 'n voorstel gedien om ds. Lindley „als Predikant onder ons aan te stellen." Die voorstel, blykbaar op inisiatief van enkele van sy „special friends" — soos hy self vermoed en gesê het — is eenparig aanvaar maar op voorwaarde dat hy voor die volgende volksraadsitting sy dokumente toon en „dat hy onze grondstelling van de gerevormeerde kerk aanneemt." Volgens hom is ook van hom verwag om sy verbintenis met die A.B.C.F.M. te beëindig. Terselfdertyd is besluit dat eerw. Erasmus Smit in elk geval as leraar gehandhaaf sou word vir diegene wat hom verkies het en dat die bepalings van sy aanstelling van krag sou bly.

Op daardie stadium was daar reeds 'n kerklike organisasie in Natal. Op dieselfde dag waarop ds. Lindley voorwaardelik as predikant aangestel is, het die Volksraad direk daarna op voorstel van raadslid K. P. Landman „uit naam van de gemeente" Johs. Am. Landman sr., Ands. Pets. de Jager sr. as ouderlinge en Fredk. Johs. de Jager sr., Joh(a)n Hk. Bredenbag sr., Lowies Forie en Evert Fred. Potgieter as diakens aangestel.

Uit briewe wat in die loop van Junie en Julie 1838 tussen A. W. J. Pretorius van Graaff-Reinet en ds. G. W. A. van der Lingen van die Paarl gewissel is, blyk dit dat J. Boshof en sy geselskap wat Pretorius vanuit die laers in Natal besoek het, navraag na leraars vir die Voortrekkers gedoen het en dat hulle aan Pretorius **'n brief van twee ouderlinge** besorg het waarin laasgenoemdes „errenstig over een goed gerefvormeerd Leeraar om smeeken." Die vroegste verwysing na 'n Kerkraad en kerkraadslede in die volksraadsnotule kom voor in die notule van die volksraadsvergadering van 7 September 1839 toe 'n versoekskrif van kerkraadslede in verband met „een huis tot de Kerk" en die aanstelling van **nuwe kerkraadslede** voor die vergadering gedien het. 'n Kommissie vir dié doel, bestaande uit die volksraadslede J. S. Maritz, (P). Theunis van Staden (later woonagtig in Marico), Lucas Johs. Meyer en G. J. Rudolph, is toe aangestel. Die vrug van hul werksaamheid was blykbaar te sien in die voorstel oor die aanstelling van kerkraadslede wat op 3 Januarie 1840 in die Volksraad gedien het.

Ongeveer dieselfde tyd toe daar in Natal 'n naamlys saamgestel is van waardige en godvrugtige manne wat aan die Volksraad vir aanstelling as kerkraadslede voorgelê sou word, het landdros De Clercq van die gebied aan die westekant van die Drakensberg die naaam van David Francois Jacobs van Suikerboschrand as ouderling en katkiseermeester aan die Volksraad genoem. Hy is vervolgens op 2 Januarie 1840 in daardie hoedanigheid aangestel.

Die belangrike punt wat in hierdie verband beklemtoon moet word, is dat 'n gemeentelike organisasie met ouderlinge en diakens nie alleen reeds in 1837 onder die verskillende trekgroepe te vinde was nie, maar dat daar voor die voorwaardelike aanstelling van ds. Lindley as predikant in Januarie 1840 nog steeds ouderlinge en diakens in funksie was. Die bewering van kerkargivaris A. Dreyer in sy boek „Die Kaapse Kerk en die Groot Trek" dat ds. Lindley die stigter was van die Natalse, Vrystaatse en Transvaalse Kerke is dus in die lig van bostaande nie korrek nie. Voor die aanvaarding van sy predikantskap in Port Natal en Pietermaritzburg, was daar reeds 'n gemeentelike organisasie, terwyl dit ook die geval in die twee gemeentes aan die westekant van die Drakensberg was. Die feit dat P. J. van Staden op die kollektelys van November 1841, wat gerig was aan die lidmate van die „Hervormde Kerken", in sy hoedanigheid as „Kerkraad" geteken het en dat daar blykbaar 'n ouderling Eloff by die Potgieter-trek was, dui op die feit dat daar ná of vóór die aanstelling van D. F. Jacobs as ouderling en katkiseermeester ook ander kerkraadslede in Transvaal en elders in die gebied van die Adjunkraad aangestel moes gewees het. Dan kan ook nog verwys word na die aanstelling van die ouderlinge en diakens vir die Potchefstroomse gemeente. Op voorstel van die Adjunkraad van Vaalrivier het die Volksraad op 23 Februarie vir D. F. Jacobs, F. G. Wolmarans en P. J. van Staden as ouderlinge en vir P. F. Strydom, P. du Preez, S. P. Viljoen en G. Maree as diakens aangestel.

Eers 'n week daarna is hulle deur ds. Lindley op Potchefstroom in hul onderskeie ampte bevestig. Ds. Lindley se roem berus nie op die feit dat hy die stigter was van die vyf gemeentes van die Republiek Natalia en dus ook nie die „stigter van die Ned. Ger. Kerk in Natal, Vrystaat en Transvaal" nie — want dit was hy in werklikheid nie — maar op die feit dat hy die eerste geordende predikant was van die Voortrekkerkerk wat in die verskillende dokumente en geskrifte met verskillende name aangedui word — waarvan die belangrikste die name Nederduitsch Gereformeerd, Gereformeerd, Hollandsche Gereformeerd en Nederduitsch Hervormd was — maar wat na regte die Nederduitsch Hervormde Kerk, of so nie, die Hollandsche Gereformeerde Kerk — soos in die Natalse Grondwet bepaal — was.

Ofskoon die verslag van die Kommissie wat die dokumente van ds. Lindley moes nagaan eers in Januarie 1841 voor die Volksraad gedien het, het ds. Lindley, in weerwil van sy gebrekkige kennis van Nederlands, blykbaar reeds in die loop van 1840 as predikant van die Voortrekkers in Port Natal begin arbei. Die verstandhouding was dat hy as predikant sou arbei totdat hulle 'n predikant vir die „Reformed Dutch Church" uit die Kaapkolonie sou kry. In 'n vergadering van die Volksraad wat ná 6 Januarie en vóór 25 Februarie 1840 gehou is, is besluit dat aan ds. Lindley 'n brief geskrywe sou word, „hem verzoekende als Leeraar in dit Gemeente, onder vertoning zyner documenten als gepronofeerd (gepromoveerde) Leeraar . . ." „Dit Gemeente" het verwys na die dorp waar die Volksraad in sitting was, dit wil sê Pietermaritzburg. Ds. Lindley en sy gesin het hulle egter nie voor omstreeks April 1841 gaan vestig in die dorp waar die Volksraad vergader het, die Geloftekerk en die pastorie gestaan het en verskillende leiersfigure woonagtig was.

In Maart 1840 het hy aan die Prudential Committee geskrywe dat hy 'n „Church" (gemeente) georganiseer het en dat hy 'n aantal waardige manne as ouderlinge en diakens aangestel het, waarvan vyf almal afkomstig was uit een bepaalde Kaapse gemeente wie se predikant 'n intelligente, godvrugtige en ywerige Skot was. As in aanmerking geneem word dat kerkraadslede vir die Pietermaritzburgse gemeente eers in Januarie 1841 aangestel is en dat die kerkraadslede wat op 3 Januarie 1840 deur die Volksraad aangestel en vermoedelik kort daarna deur ds. Lindley in hul ampte bevestig is, dan is dit feitlik seker dat die „church" (gemeente) waarvan hy in Maart 1840 melding gemaak het, betrekking gehad het op die Port Natalse gemeente waar hy in 1840 as predikant gearbei het. J. A. Landman, F. J. en A. P. de Jager was dan tewens ook kerkraadslede van die Port Natalse gemeente. In Januarie 1841 het hulle 'n memorie aan die Volksraad gerig waarin hulle toestemming gevra het vir die bou van 'n kerk of skool op die goewermentspaardeplaats, digby Port Natal, waar hulle kerkraadslede was.

Op versoek van raadslid K. P. Landman het die Volksraad op 5 Junie 1840 besluit dat aan ds. Lindley die bevoegdheid verleen word om in die vervolg as huweliksbevestiger op te tree.

Ds. Lindley het gereeld in Hollands gepreek ofskoon hy hom in die loop van 1840 blykbaar nog nie na wense in Hollands kon uitdruk nie. Sy toehoorders het hom egter steeds die versekering gegee dat hulle hom goed verstaan. Sy preke het sy toehoorders oënskynlik diep getref en vrug gedra. Die vrugte wat hy op sy bearbeiding en prediking gesien het, het hy egter gedeeltelik toegeskrywe aan die invloed van die traktaatjies wat mev. Lindley gereeld elke week by elke huisgesin in die Boerekamp uitgedeel het.

Vir ds. Lindley en sy eggenote was die jaar 1840 beslis die aangenaamste wat hulle tot op daardie tydstip in Suid-Afrika ervaar het. Hulle het aangename, ononderbroke werk gehad en het die gevoel gekry dat hulle nie tevergeefs gewerk en gelewe het nie.

Ds. Lindley en sy Port Natalse Kerkraad het nie beskik oor 'n kerkgebou soos wat daar in Pietermaritzburg gestaan het nie, maar het gebruik gemaak van die skoolgebou, wat as „een zeer groot gebouw" beskrywe is.

Terwyl ouderling D. F. Jacobs vanaf Januarie 1840 as katkisasiemeester in die gebied noord van die Vaalrivier deur de Volksraad aangestel is, het ds. Lindley vanaf ongeveer dieselfde tyd as katkisasiemeester in Port Natal opgetree, vermoedelik as deel van sy selfopgelegde pligte as onderwyser. In die loop van 1840 het 'n mooi aantal leerlinge van ds. Lindley met lofwaardige toewyding en ywer twee kategismusse, bestaande uit altesaam 646 vrae en antwoorde, met sukses onder die knie gekry, vermoedelik met die oog op die aflegging van geloofsbelydenis. Dit mag egter ook gewees het dat die bestudering van die twee kategismusse deel gevorm het van die vak godsdiensonderrig, waarvan naas lees, skryf en syferwerk, baie tyd en inspanning bestee is.

**Voorloper van die Sustersverenigings.**

Terwyl ds. Lindley in Januarie 1840 voorwaardelik as predikant van die Voortrekkers aangestel is en voor die einde van Februarie weer 'n keer per brief uitgenooi is om predikant in Pietermaritzburg te word na vertoning van sy dokumente en hy aanvanklik die beroep daarheen nie aanvaar het nie, of in staat was om dit te aanvaar, en hy naas sy werk as onderwyser in Port Natal, terselfdertyd ook as katkisasiemeester of godsdiensonderwyser en predikant in die Boerekamp werksaam was, het mev. Lucy Lindley op haar beurt waardevolle baanbrekerswerk verrig. Naas haar pligte as assistent-onderwyseres in ds. Lindley se skool; privaat onderwyseres vir blanke kinders vir wie sy Engelse lesse in die onderwyserswoning gegee het; privaat onderwyseres vir Zoeloekinders; huisvrou en moeder van drie dogters wie se ouderdomme gewissel het van vier en 'n half jaar tot 'n paar maande, het sy gereeld elke week 'n goedbygewoonde byeenkoms van moeders wat in die Boerekamp gewoon het, gereël. Die weeklikse byeenkomste van moeders van die Boerekamp wat deur mev. Lindley gereël is, kan beskou word as die eerste blanke vroue-organisasie in Natal. Aangesien sy die byeenkomste georganiseer en die



Mev. Lucy Lindley.

leiding in die vergaderings geneem het in haar hoedanigheid as predikantsvrou van Port Natal, kan haar organisasie van Port Natalse moeders beskou word as die oudste vroueverenigíng in Natal en in die Nederduitsch Hervormde Kerk en vir daardie rede ook as die voorloper van die verskillende sustersverenigings in die Nederduitsch Hervormde en in die susterskerke.

Op elke byeenkoms van die moeders is 'n uur bestee aan 'n voorlesing uit die boek „Mother at Home" deur Abbot. Op dié wyse is die voortreflike boek twee keer deurgelees en het die voorlesing temas voorsien vir nuttige en interessante bespreking onder leiding van die predikantsvrou.

Mev. Lindley het nie alleen die leiding geneem met die weeklikse byeenkomste van moeders nie maar sy het ook gereeld elke week besoek afgelê by elke gesin in die Boerekamp met die doel om kennis te maak met hul huislike omstandighede en om aan elke gesin weekliks 'n traktaatjie met 'n godsdienstige strekking te besorg. Die gesinne het die traktaatjies met graagte ontvang en gelees. Ds. Lindley self was oortuig daarvan dat die traktaatjies wat gereeld en sistematies deur sy vrou uitgedeel is en elke huisgesin bereik het, baie daartoe bygedra het om sy prediking inslag by die gemeentelede te laat vind.

Mev. Lindley het boonop ook nog die tyd gevind om elke aand van die week 'n aandskool vir Zoeloekinders te hou, sommige waarvan bediendes by die blanke huisgesinne was.

Die vraag of mev. Lindley, na hul verhuising na Pietermaritzburg omstreeks April 1841 haar aangevange werk in belang van die vrouens van die gemeente voortgesit het, is nie bekend nie maar tog waarskynlik.



Eerw. Erasmus Smit, Voortrekkerpredikant vanaf 1837. Hy was getroud met 'n suster van trekleier Gert Maritz.

**Eerw. Smit en ds. P. Albertyn.**

Terwyl ds. Lindley as onderwyser en predikant in Port Natal werksaam was, het eerw. Erasmus Smit en sy eggenote in die loop van Junie 1840 'n besoek afgelê aan die hawedorp wat destyds besig was om uitgelê te word. Hulle het by landdros Frans Roos tuisgegaan maar dit is nie bekend of die egpaar met die Lindley-gesin in aanraking gekom het nie.

Nadat daar in die loop van Januarie en Februarie twee keer deur die Volksraad 'n voorwaardelike beroep uitgebring is op ds. Lindley as predikant van Pietermaritzburg en hy die beroep nie dadelik kon aanvaar nie maar intussen as predikant in Port Natal werksaam was, het Stephanus J. de Kock in Maart 1840 'n brief aan die Volksraad geskrywe „omtrend een leeraar der gerevormeerde gemeente" en ds. P. Albertyn se naam in hierdie verband aan die hand gegee. Nadat die Volksraad te kenne gegee het dat hulle niemand anders behalwe ds. Albertyn wou beroep nie; dat daar niemand in die Volksraad was wat iemand anders verkies het nie en dat eerw. Smit as 'n rustende leraar beskou sal word, is ds. Albertyn eenparig as predikant van Pietermaritzburg beroep teen 'n traktement van £100 stg. per jaar. Sodra eerw. Smit as rustende leraar sou aftree, sou hy 'n pensioen van 600 riksdaalders per jaar ontvang. In Augustus 1840 was daar in Kaapstad 'n gerug in omloop dat ds. Albertyn as predikant na Natal sou gaan maar uiteindelik het hy nie die beroep aanvaar nie en het dié eer ds. Lindley in 1841 te beurt geval. In April 1848 het ds. P. K. Albertyn, ds. A. Murray sr. en oud. B. Pienaar 'n besoek aan Transvaal gebring.

**Ds. Lindley predikant van die Voortrekkerkerk.**

Die dokumente van ds. Lindley, waaruit sy status as geordende predikant van die Presbiteriaanse Kerk sou blyk en waarop die Volksraad twee keer aangedring het, was in Januarie 1840 en ook ten tye van die volgende besluit 'n maand of twee later nog nie beskikbaar nie. Die verlangde dokument oor die status van ds. Lindley kon eers op 12 Maart 1841 in Amerika uitgereik word en het omstreeks die begin van Oktober 1841 in Pietermaritzburg aangekom. Daarin het die Moderator en die Skriba van die Ringsvergadering waaronder ds. Lindley in Amerika geressorteer het, getuienis gegee van sy lidmaatskap van die „Afdeeling of Ring van Concord in de Sijnode van Noord-Caroliena" en van sy wettige ordening as evangeliedienaar. Voorts is daar waardering betuig in verband met die werk in Amerika van 'n geliefde medelid; melding gemaak van sy vertrek as sendeling na Suid-Afrika in Desember 1834; getuig van sy goeie karakter en hom aan „alle takke van de Evangeliesche Kerk" aanbeveel. Op 5 Oktober 1841 het die Volksraad kennis geneem van die dokumente in verband met die status van ds. Lindley en besluit om opdrag aan die plaaslike landdros te gee om 'n brief aan die Presbiteriaanse Kerk van Noord-Carolina te skrywe waarin dank betuig word dat sy kerkowerheid ds. Lindley die vergunning gegee het „om onder ons te verblyven."

Terwyl die ondersoek na die status van ds. Lindley nie voor Oktober afgehandel kon word nie en hy intussen as onderwyser, katkisasiemeester en predikant in die paallaer van Port Natal werksaam was, het ds. Lindley op 6 Augustus 1840 die eed as burger van die „Volksraad der Z.A. Emmigranten van de Maatschappy te Port Natal en den omtrek" afgelê.

Uiteindelik is „de eerwaarde heer danijel linly beproef geworden" en die verslag oor sy dokumente, opgestel deur Jacs. Boshoff, J. P. Zietsman en Lours. Badenhorst sr., „kundige ouder Burgers", op 16 Januarie 1841 — 'n jaar nadat so 'n ondersoek deur die Volksraad gelas is — voor die Volksraad gelê. Blykens die rapport het hulle vasgestel dat ds. Lindley 'n geordende predikant van die Presbiteriaanse Kerk is en dat hy hulle die versekering gegee het dat daar in leer en lewe geen onderskeid was tussen „onze gereformeerde hollandsche kerk" en die Presbiteriaanse Kerk.

Daarop het die Volksraad op dieselfde dag besluit om ds. Lindley op Pietermaritzburg as predikant te plaas teen 'n salaris van R200.00 (Rds. 1333.2.4) per jaar tesame met 'n vrye woning. Die salaris sou uit die fondse van die gemeente verkry word en indien die bedrag nie toereikend sou wees nie, sou die bedrag wat kortkom uit die algemene kas aangevul word. Dieselfde reëling sou getref word in verband met die traktement van eerw. Erasmus Smit. Met die besluit van die Volksraad „is (ds. Lindley) aangenomen als Predikant onder ons te preediken."

Aangesien eerw. Smit sy dokumente in verband met sy leraarstatus — wat ook terselfdertyd van hom persoonlik deur die Volksraad aangevra is — op die trek na Natal verlore laat gaan het, het hy ook tyd gekry om dit mettertyd te toon. Verder is besluit dat hy per brief verwittig sou word om vir tyd en wyl, in elk geval totdat die kwessie oor sy predikantstatus opgeklaar sou word, hom te weerhou van die bediening van die sakramente om sodoende hopelik enige moontlike onaangenaamheid in die gemeente te voorkom.

Ds. Lindley is op 25 Januarie 1841 amptelik in kennis gestel van sy aanstelling en spoedig daarna het hy na Pietermaritzburg vertrek om die kerkraadslede wat op 18 Januarie deur die Volksraad aangestel is, volgens die formuliere van die „Reformed Church" in hul onderskeie ampte te bevestig, Lours. Badenhorst sr. en C. A. (Sarel) Cilliers as ouderlinge en G. R. van Rooyen, E. F. Potgieter, H. P. N. Pretorius en Johs. Bruwer as diakens. By dieselfde geleentheid is sewe en twintig kinders gedoop en twee pare in die huwelik bevestig. Wat ds. Lindley getref het, was die opregte en hartlike wyse waarop hy deur die gemeente verwelkom is.

Na sy terugkeer in Port Natal het hy op 18 Februarie 1841 aan die American Board of Commissioners for Foreign Missions geskrywe wat hom daartoe beweeg het om die aanstelling as Voortrekkerpredikant te aanvaar. Terselfdertyd het hy gevra om van sy verpligtinge teenoor die A.B.C.F.M. onthef te word.

Uit die brief wat ds. Lindley aan die American Board geskrywe het, blyk dit dat die Pietermaritzburgse kerkraadslede in Februarie 1841, op die Maandag ná hul bevestiging, saam met die kommandant-generaal (A. W. J. Pretorius), die landdros van Pietermaritzburg (J .N. Boshof), die Sekretaris van die Volksraad (J. J. (Kootjie) Burger) en ds. Lindley vergader het ten einde sy besware teen die aanvaarding van die beroep as die „emigrants' pastor" aan te hoor. Uit die onderhoud, waartydens ds. Lindley sy besware en probleme op 'n eerlike wyse gelug het, het dit aan die lig gekom dat daar onder die 8,000 tot 12,000 Voortrekkers nie een enkele geordende predikant werksaam was nie en dat daar op daardie tydstip geen vooruitsig bestaan het nie om een of meer binne 'n redelike tyd te kry nie. Dit het ook geblyk dat hy hom volkome verstaanbaar in hul taal kon maak en dat daar geen probleem was oor die traktement en die huisvesting van die predikantsgesin nie. Ten slotte het hy ook 'n saak aangeroer wat vir die Voortrekkers van die uiterste belang was en wat in werklikheid deurslaggewend was in hul keuse van ds. Lindley as hul predikant: „Die leerstellinge van hul Kerk is (dieselfde) waaraan ek glo en onder eed belowe het om te verkondig." Dié standpunt het ds. Lindley volkome aanvaarbaar as predikant gemaak. Sy hele agtergrond, sy deeglike opleiding as predikant, sy pastorale ervaring in Amerika en sy kontak met die Voortrekkers tot op daardie stadium, het hom uitmuntend geskik gemaak om die reuse taak as die enigste en eerste geordende predikant van die Voortrekkers te aanvaar. Die groot taak wat op hom gewag het, het self in sy brief aan die American Board onder woorde gebring: „Die arbeidsveld is van enorme belangrikheid en word by die dag belangriker. Die beroep om die arbeidsveld te beset is in my opinie uiters dringend, ja feitlik 'n noodsaaklikheid."

Briewe het in daardie jare baie tyd in beslag geneem voordat hulle hul bestemming bereik het en eers op 1 Februarie 1842 het die A.B.C.F.M. besluit om die voorwaardelike bedanking van ds. Lindley te aanvaar en hom eervol ontslag te verleen. Op daardie stadium was hy egter reeds bykans 'n jaar op Pietermaritzmurg as predikant van die „Hollandsche Gereformeerde Kerk" werksaam en het hy op die punt gestaan om sy eerste besoek aan Transvaal af te lê.

**Die Kerk van die Voortrekkers.**

Die standpunt van kenners van die Suid-Afrikaanse kerkgeskiedenis dat ds. Lindley vanaf sy aanvaarding van die predikantskap van die vyf Voortrekkergemeentes predikant was van die onafhanklike Transgariepse of Transoranjese Nederduitsch Hervormde Kerk wat saam met die Groot Trek vanaf die tweede helfte van die dertiger jare oor die noordgrens van die Britsbeheerde Kaapkolonie gebring is, word onderskrywe. Tog is dit noodsaaklik om daarop te wys dat in die „Regulatien en Istructien voor den Raad van Representanten van het Volk, aan Port Natal en omliggende land" wat tussen 17 Februarie en 23 Maart 1838 tot stand gekom het



Ds. Daniel Lindley, vyfde van links, afgeneem saam met gemeentelede en vriende, onder andere — volgens oorlewering — oudl. Sarel Cilliers, links op foto.

en wat reeds op 12 Junie van dieselfde jaar in funksie was, 'n bepaling oor die Kerk voorkom, wat as volg geformuleer is: „De Raad zal ook vlytig moeten naarkomen dat in deze Maatschappy, **de Hollandsche Gereformeerde Kerk,** ten alle tyde geprotecteerd zal worden, en erkend blyven voor de hoofd-kerk derzelve."

Waar die Kerk van die Voortrekkers, ter onderskeiding van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk — en ná November 1842 van die Kaapse Nederduitsche Gereformeerde Kerk — in die „Regulatien en Instructien" met die naam „Hollandsche Gereformeerde Kerk" aangedui word, moet dié onderskeidende naam so aanvaar word. Terselfdertyd moet daar ook rekening gehou word met die verskillende alternatiewe name waarmee dieselfde Voortrekkerkerk in amptelike stukke van die Republiek, in gemeentelike dokumente, in die pers, in 'n verskeidenheid geskrifte en in die gewone omgang betitel word.

Aangesien Jacobus N. Boshof 'n aandeel gehad het in die opstelling van die „Regulatien en Instructien" van 1838, hy bevriend was met ds. Lindley en ds. Lindley op sy beurt ten tye van die opstelling van die „Regulatien en Instructien" deur middel van briewe in Amerika navraag gedoen het oor staatsinstellings ten behoewe van die wordende Voortrekkerrepubliek, bestaan daar 'n moontlikheid dat hy en Boshof gedagtes gewissel het oor die plek wat die Kerk in 'n grondwet van 'n staat behoort te kry. Die moontlikheid bestaan verder dat ds. Lindley deur Boshof geraadpleeg is oor die formulering van 'n bepaling oor die plek van die Kerk en die plig van die Staat teenoor die Kerk en dat die naam Dutch Reformed Church deur ds. Lindley of Boshof vertaal is met Hollandsche Gereformeerde Kerk. Myns insiens sou dit alleen 'n Engelssprekende of 'n Amerikaner gewees het wat Dutch Reformed met Hollandsche Gereformeerde sou vertaal het. Die voorkeur wat aan die naam Hollandsche Gereformeerde Kerk gegee is bo die name Nederduitsch Hervormde Kerk of Nederduitsche Gereformeerde Kerk, het aan die ander kant miskien doelbewus geskied en wou die leidsliede van die Natalse Republiek op daardie wyse die onafhanklikheid van hul Kerk teenoor die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk beklemtoon en dit deur dié naamgewing onderskei van die Kaapse Kerk wat die Groot Trek in die sterkste terme veroordeel het en die lidmate van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk wat aan die Groot Trek deelgeneem het, as sensurabel beskou het. Behalwe in 'n paar lofwaardige uitsonderinge het die groot meerderheid van die Kaapse predikante veroordelend en onsimpatiek teenoor die Groot Trek gestaan. Wat in hierdie kwessie van die amptelike naam van die Voortrekkerkerk in aanmerking geneem moet word, is dat die naam van dié Kerk soos dit in die „Regulatien en Instructien" van 1838 voorkom, beslis nie met die term Nederduitsch Gereformeerde Kerk weergegee of gelykgestel kan word nie, want met daardie naam, wat in die Kaapse Kerk amptelik eers vanaf November 1842 in gebruik gekom het, kan dit in elk geval nie genoem word nie.

Van staatsweë is die Voortrekkerkerk dus amptelik die Hollandsche Gereformeerde Kerk genoem, maar na regte moes die Kerk van die Voortrekkers in die „Regulatien en Instructien" genoem word met die naam waarmee die Kaapse Kerk vanaf die Ordonansie van De Mist en in die Reglement van 1824 genoem is; wat nog in amptelike gebruik was toe die Groot Trek 'n aanvang geneem het en wat eers tydens die Algemene Kerkvergadering van 1842 van Nederduitsche Hervormde na Nederduitsche Gereformeerde Kerk verander is. Wat egter in verband met die naamkwessie steeds in gedagte gehou moet word, is dat dit vir die Voortrekkers in die eerste plek nie oor die naam van hul Voortrekkerkerk gegaan het nie maar oor die lewenskwessie dat hulle in die eerste plek staatkundig vry wou wees van die Kaapse Britse owerheid en daarom baie beslis ook kerklik vry wou wees van die Algemene Kerkvergadering van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk, waarvan die predikante betaalde Britse staatsamptenare was, of soos ds. Lindley vanaf 1844 „in the pay of the British".

**Ds. Lindley as die „emigrants' pastor".**

Die Pietermaritzburgse Kerkraad het vir ds. Lindley en sy gesin 'n pastorie teenoor die Geloftekerk gebou. Dit het uit twee vertrekke bestaan waarvan die een as 'n kombuis en die ander een as 'n eet- en sitkamer diens gedoen het. Houttrappe het toegang verleen na 'n soldervertrek wat as slaapkamer gebruik is en in daardie vertrek is hul vierde kind en oudste seun gebore. Later is 'n geriefliker en ruimer pastorie opgerig.



Die „Geloftekerk", Pietermaritzburg, tans Voortrekkermuseum, waarin ds. Lindley tot in 1846 die Evangelie verkondig en die Sakramente bedien het.

Die Lindley-gesin het omstreeks April 1841 vanaf die onderwysers-woning in Port Natal na Pietermaritzburg verhuis en van toe af tot die einde van 1846 sou hy die eerste en enigste geordende predikant wees van die Hollandssprekende inwoners van die Voortrekkerrepubliek aan die ooste-, weste- en noordwestekant van die Drakensberge. Sy groot aantal lidmate was in vyf gemeentes georganiseer, naamlik Port Natal (Paardeplaats), Pietermartzburg, Weenen, Winburg en Potchefstroom. Hy het met trots en genoegdoening na homself verwys as „the emigrants' pastor" en van sy gemeentes en sy arbeid het hy die volgende gesê:

„My gemeente het die hele gebied van Natal, die Oranje-Vrystaat en Transvaal beslaan. Ek het verskillende lang reise na die binneland onderneem en het vir sommige van my gemeentelede eredienste gehou tot aan die 25ste graad suiderbreedte. Ek was die enigste predikant vir die hele uitgestrekte gebied wat ek genoem het en ek dink ek was verantwoordelik vir die geestelike versorging van nie minder nie as twintigduisend lidmate."

In later jare het hy weer 'n keer teruggedink aan daardie jare toe hy in diens van die Voortrekkerkerk gestaan het:

„Aangesien die emigrante Boere nie 'n predikant gehad het nie, het ek hul evangeliedienaar (servant) geword en vir hulle sewe en 'n half jaar hard gewerk. Hul taal het ek net so goed leer ken as my eie. Trouens, ek het in Hollands gedink, in Hollands gedroom en in Hollands beter preke afgesteek as wat ek sou kon gedoen het wanneer ek wakker was. Ek dink dat daardie jare, jare van nuttigheid was. Etlike honderde het belydenis van geloof afgelê . . . ek het vyf gemeentes georganiseer en bykans seweduisend kinders gedoop. Een Sondag het ek eenhonderd ses en tagtig gedoop . . . Anderkant die Vaalrivier het die boeregemeenskap van Magaliesberg deel gevorm van die Potchefstroomse gemeente . . . "

Ds. Lindley het elke jaar gedurende die wintermaande na sy verafgeleë gemeentes gereis met die uitsondering van 1845, toe hy in die somermaande sy gemeentelike verpligtinge nagekom het. Sy reise in die gebied aan die westekant van die Drakensberg het gewoonlik oor Winburg na Potchefstroom gegaan en daarvandaan terug na Pietermaritzburg met dieselfde roete. In 1844 het hy in die omgewing van Magaliesberg omgedraai. In weerwil van die feit dat ds. Lindley diep onder die indruk verkeer het dat daar 'n belangrike taak vir hom aan die westekant van die Drakensberg gewag het, het hy op 'n keer aan sy vrou geskrywe: „You need not think, however, that I have any wish to come and live here . . . " Hy het dit dus nooit oorweeg om op Winburg of op Potchefstroom te gaan woon nie.

Ds. Lindley het die gebied aan die noordekant van die Vaalrivier net twee keer as predikant van die Potchefstroomse Gemeente besoek, die eerste keer in Maart 1842 en die tweede, en laaste, keer in Mei en Junie 1844. Nie op een van die twee geleenthede het mev. Lindley hom vergesel nie, waarskynlik te wyte aan die omstandigheid dat sy jong kinders tuis gehad het wat versorg moes word en wat nog te klein was om deur hul ouers op die lang reise saamgeneem te word.

Die eerste besoek van ds. Lindley aan Potchefstroom het saamgeval met die eerste kerkviering wat dié historiese Transvaalse gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk belewe het. By dié heuglike geleentheid is die eerste Potchefstroomse Kerkraad deur ds. Lindley bevestig, bestaande uit D. F. Jacobs, F. G. Wolmarans en P. J. van Staden as ouderlinge en P. F. Strydom, P. du Pree, G. Maree en S. P. Viljoen as diakens. Die lede van hierdie eerste voltallige Potchefstroomse Kerkraad is deur die Natalse Volksraad op 23 Februarie 1842 aangestel nadat die „Adjunkraad van Vaalrivier" die name vir formele aanstelling voorgelê het. Die datum waarop die Natalse Volksraad die name van die voorgestelde kerkraadslede van die Oorvaalse gebied goedgekeur het, geld ook terselfdertyd as die stigtingsdatum van die Potchefstroomse Gemeente, waaronder die Hervormde lidmate van Marico tot in Junie 1871 geressorteer het.



Diaken P. F. Strydom, een van die eerste sewe kerkraadslede van die Potchefstroomse Gemeente, wie se benoeming deur die Potchefstroomse Adjunkraad op 23-2-1842 deur die Natalse Volksraad goedgekeur is. Hy is op 26-6-1800 gebore; was getroud met Cornelia Maria Lindeque; stamvader van die grootste gedeelte van die Heidelbergse Strydoms; oorlede op 24-9-1887. Hy was die oorgrootvader van wyle ds. P. J. Smit wat vanaf 1930 tot 1943 agtereenvolgens predikant was op Losberg, Boksburg en Springs. Dia. S. P. Viljoen was die oorgrootvader van ds. S. P. Viljoen.

Die Potchefstroomse kerkraadslede is op 26 Maart 1842 deur ds. Lindley in hul onderskeie ampte bevestig. By geleentheid van die eerste Transvaalse kerkviering het meer as eenhonderd persone op 26 Maart belydenis van geloof afgelê en is byna tweehonderd kinders gedoop. Die eerste doopinskrywing was dié van Dorothea, dogter van komdt. Hendrik Potgieter, terwyl die name van 'n groot aantal bekende en vooraanstaande Transvaalse burgers en burgeresse in die lidmate- en doopregisters voorkom in hul hoedanigheid as aannemelinge, dopelinge, doopouers en doopgetuies. Op 4 April het komdt. Potgieter in 'n brief aan komdt.-genl. Pretorius verwys na die pas afgelope „Kerk daagen" op Potchefstroom waar daar 190 waens uit die distrik en 'n aansienlike skare teenwoordig was.



Twee glas nagmaalsbekers wat in Maart 1842 by geleentheid van die eerste nagmaalsviering deur ds. Lindley gebruik is. Saam met die lidmaats- en doopregisters wat by dieselfde geleentheid deur ds. Lindley aangelê is, is die twee nagmaalsbekers van die waardevolste museumstukke wat in die S. P. Engelbrecht-museum in Pretoria bewaar word.

Onder die kerkraadslede wat van toe af 'n belangrike rol in die Nederduitsch Hervormde Kerk gespeel het en wie se nakomelinge deur al die jare getroue lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk gebly het en waarvan sommige die Kerk van hul vaders ook as predikante gedien het en vandag nog dien, moet veral die name van Jacobs, Wolmarans, Van Staden en Viljoen genoem word. Terwyl hulle almal kerkmanne by uitnemendheid was, moet, uit die oogpunt van die voorgeskiedenis van die Zeeruste Gemeente, veral die naam van ouderling F. G. Wolmarans genoem word. Hy was een van die voortreflike en leidende ouderlinge wat die Hervormde Kerk in die veertiger jare in die Potchefstroomse en Andries-Ohrigstadse distrikte gedien het en ds. Van der Hoff in die vyftiger jare orals op sy gereelde besoekreise na die verskillende naby- en verafgeleë kerkplekke in Transvaal vergesel en met die kerkvierings, veral as katkisasie-ouderling, gehelp het, verskeie kere ook by geleentheid van kerkgeleenthede in Marico.

Ds. Lindley het Potchefstroom weer 'n keer teen die einde van Mei en in die begin van Junie 1844 besoek. Hy het destyds nie alleen op 8 Junie vyf en twintig kinders op 'n kerkplek êrens op 'n plaas aan die hange van die Magaliesberg gedoop nie, maar dit is moontlik dat hy die oostelike buitewyke van Marico, die teenswoordige Swartruggens, ook besoek het met die oog op die hou van eredienste. Die pleknaam Lindleyspoort,

enkele myl noordwes van die dorp Swartruggens, herinner ons miskien aan sy besoek in 1844. Hy het self vertel dat hy besoeke afgelê het tot sover as die 25ste graad suiderbreedte, 'n suiderbreedtelyn wat noord van Warmbad en suid van Middelwit loop, met ander woorde noord van die Magaliesberg. Indien daar teen ongeveer die helfte van die veertiger jare reeds Hervormde lidmate in die oostelike gedeelte van Marico — aan die westekant van die Groot Maricorivier — of ook elders in dié streek gewoon het, bestaan daar 'n moontlikheid dat hulle in Junie 1844, tydens die laaste besoek van ds. Lindley aan Transvaal, ook kerklik deur hom bedien kon geword het.

By geleentheid van sy besoeke het ds. Lindley belangrike werk as die eerste deeglik opgeleide en wettig geordende predikant van die Potchefstroomse Gemeente verrig. Tot op daardie stadium het geen enkele predikant van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk die eertydse lidmate besoek nie. Die „Kerk op trek", die Voortrekkerkerk van daardie jare, het van daardie Kerk buite die grense van die Britsbeheerde Kaapkolonie egter deur die genade van God staande gebly en selfs gegroei deur die bediening van eerw. Erasmus Smit en waardige en godvrugtige ouderlinge soos Sarel Cilliers, David Jacobs en Piet van Staden. Die Transoranjese of Transgariepse Nederduitsch Hervormde Kerk, wat ook onder ander name soos die Gereformeerde en Nederduitsche Gereformeerde Kerk — veral ná November 1842 toe dit 'n nuwe amptelike naam in die Kaapkolonie gekry het — bekend sou staan, en in die Natalse „Regulatien en Instructien" die Hollandsche Gereformeerde Kerk genoem sou word, het egter vanaf die aanvang van die Groot Trek tot in 1840 herderloos gebly. Eers met die aanstelling van ds. Lindley, die geordende Presbiteriaanse predikant en iemand wat vanaf sy aankoms in Kaapstad in 1835 tot ten tye van sy aanstelling nooit enige kontak gehad het of enige kennis gedra het van 'n Kaapse of ander Nederduitsche Gereformeerde Kerk, sou die jarelange herderloosheid deur die genadige beskikking van God tot 'n einde kon en ds. Lindley sodoende die eerste predikant word van die Potchefstroomse Nederduitsch Hervormde Gemeente — of indien u so verkies, van die Potchefstroomse Hollandsche Gereformeerde Gemeente — waaruit die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) mettertyd sou ontstaan. Sy Skrifgetroue en onderhoudende prediking, sy bediening van die Sakramente, sy ondervraging en onderrig van die aannemelinge en sy vriendelike en simpatieke omgang met sy gemeentelede, was opreg waardeer. Iemand soos pres. Kruger, deur wie hy in die Winburgse Gemeente aangeneem is, het tot op sy oudag baie aangename herinneringe van ds. Lindley oorgehou.

Links: Die eerste bladsy van die Potchefstroomse Doopregister, op 27 Maart 1842 deur ds. Lindley aangelê. Dorothea, dogter van Andries Hendrik Potgieter en Elizabeth Helena Bot(h)a was die eerste kind wat gedoop is, gevolg deur 'n dogter van J. G. S. Bronkhorst en A. S. Minnaar.



Dorothea van Heerden.

Hervormde lidmate wat vanaf 1837, maar veral vanaf 1840 met hom in kontak gekom, en in wie se godsdienstige en geestelike vorming hy as predikant 'n daadwerklike aandeel gehad het, hetsy in Natal, in Winburg of in Potchefstroom, het mettertyd hul weg na Marico gevind en daar hul beskeie bydrae gelewer in die voorgeskiedenis en geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.

Een van die lidmate wat onder die bediening van ds. Lindley in Natal en in die gebied aan die westekant van die Drakensberg gekom het en omstreeks 1848 na Klein Marico getrek het, was komdt. Johan Godfried Mocke, wat aan die hoof gestaan het van 'n trekgroep wat ongeveer 1838 Beaufort-Wes in die Kaapkolonie verlaat het. Hy was 'n onversoenlike vyand van die Britse owerheid van die Kaap. As 'n inwoner van Natal het hy hom in 1842 kragdadig teen die Britse anneksasie van Natal verset en toe hy hom nie aan die Britse gesag wou onderwerp nie, het hy Natal saam met sy volgelinge en geesgenote verlaat en hom in die gebied van Transoranje gaan vestig, 'n tydlank in Ohrigstad en toe weer 'n keer aan die Modderrivier, totdat sir Harry Smith op die toneel verskyn het. Toe het hy en sy mense hulle opnuut teen die Britse verowering by Boomplaas verset, die onderspit gedelf en toe uiteindelik in Klein Marico tot rus gekom. Hy was 'n ouderling in Klein Marico, is omstreeks 1852 oorlede en lê op Mosega, langs die eertydse graf van mev. Jane Wilson begrawe. Op 23 Januarie 1845 het hy vanaf die Modderrivier in die Winburgse gemeente aan ds. Fraser van Beaufort-Wes oor hul behoefte aan predikante en die gevolge van hul herderloosheid — waarin die Kaapse Kerk nie wou voorsien nie — geskrywe en die volgende sinsnede bygevoeg: „De heer Dl. linly waaren onlangs hier in dit gewisten, en heef gedoopt, en heef ook de avondmaal uit gedeeld. Wij is de heer Dl. linly, onlangs weer te wagte, hij is reeds verbijdende onder ons . . . "

Links: Die weduwee Dorothea van Heerden, jongste dogter van hoofkomdt. A. H. Potgieter en E. H. Botha, gebore 7 Mei 1841. Na die dood van haar moeder omstreeks 1844 op Buffelshoek Nr. 10, aan die suidelike hange van die Magaliesberg, is haar vader hertroud, en na sy dood op Zoutpansbergdorp in 1852, het sy by haar suster Ella gaan woon tot met haar huwelik op 2-9-1857 met Nicolaas Hendrik Johannes Frederik van Heerden. Die egpaar het aanvanklik op die plaas Nylsoog en later op die plaas Kromkloof Nr. 697, albei in die distrik Waterberg, gaan woon. Twaalf kinders is uit die huwelik gebore waarvan sewe ten tye van haar dood nog in die lewe was. Haar eggenoot het haar in 1912 deur die dood ontval en sy self is op 6 Maart 1924 op 82-jarige leeftyd oorlede. Mnr. S. J. Prinsloo van Kromkloof, Pk. Dorenhoek, het jare gelede 'n klein verbleikte kiekie van die „ou moeder" aan prof. Engelbrecht gestuur en het haar beskryf as 'n Christen, getrou aan haar Kerk en land en volk, baie geëerd van almal, mensliewend en vriendelik teenoor almal", en by haar oorlye was sy „oud en afgeleef." In die foto-afdeling van die Argiefbewaarplek is daar ook 'n ander foto van haar toe sy nog in die fleur van haar lewe was. Nakomelinge woon nog in Waterberg-distrik.

**Ds. Lindley in diens van die Britse owerheid.**

Met die herbesetting van Port Natal deur die Engelse in April 1842 en die onderwerping van die Natalse Volksraad aan die Britse gesag in Augustus 1843, het daar 'n nuwe toestand op politieke en kerklike gebied in Natal ontstaan, terwyl die droewige naweë van die Britse anneksasie ook in die aangrensende Voortrekkergebied ondervind is. Nadat Natal onder die gesag van die Britte gekom het, is ds. Lindley op 6 Februarie 1844 deur die Engelse owerheid as predikant van Pietermaritzburg aangestel. Sodoende het hy 'n betaalde amptenaar in diens van die Engelse geword. Daardeur het ds. Lindley in dieselfde kategorie te staan gekom as die Kaapse predikante. Soos die predikante van die Kaapse Kerk betaalde amptenare in diens van die Britse owerheid was, was ds. Lindley vanaf die begin van 1844 as betaalde Britse amptenaar, as predikant dus ook „in the pay of the English" en bygevolg vanaf daardie jaar ook nie meer persona grata by die lidmate van die Transvaalse Kerk nie. Hy sou nie meer as betaalde Britse amptenaar, van wie ook deur sy Britse owerheid verwag was om 'n bepaalde politieke rol te speel in belang van die Engelse owerheid in wie se diens hy getree het, vir die vryheidsliewende Boere aan die westekant van die Drakensberg aanvaarbaar wees nie. Miskien het hy dit spoedig self besef. Weliswaar het hy nog in Mei en Junie 1844 'n besoek aan die Potchefstroomse en Magaliesbergse omgewing gebring en het hy 'n groot aantal kinders by dié geleentheid gedoop, en in 1845 ook nog 'n keer die Winburgse-gemeente besoek maar van toe af het sy eens gewaardeerde besoeke en bediening tot 'n einde gekom. Intussen het sy gemeentelede in Pietermaritzburg ook algaande sterk verminder in getalle vanweë die trek uit Natal wat vanaf 1842 steeds in omvang en tempo sou toeneem. Sodoende het die politieke waarde wat ds. Lindley vir die Britse owerheid kon gehad het, ook algaande minder geword. In Januarie 1846 het hy sy ontslag as predikant van Pietermaritzburg geneem en kennis gegee dat sy dienste op 31 Desember 1846 beëindig sou word.

Ds. Lindley sou nog tot in Februarie 1847 in die pastorie bly woon in afwagting van die koms van ds. A. C. Stucki wat teen die einde van 1846 na Pietermaritzburg beroep was. In die loop van die eerste kwartaal van 1847, of kort daarna, terwyl die weduwee Stucki nog in Pietermaritzburg vertoef het, het ds. Lindley weer sy werk as sendeling onder die Zoeloes hervat, nadat hy vir bykans 'n volle jaar ook deeltyds werksaam was as lid van die Lokasiekommissie.

Uit 'n brief wat komdt.-genl. Andries Pretorius in Maart 1847 vanaf sy plaas Welverdiend, digby Pietermaritzburg, aan „alle den Emmegrante" geskrywe het — op die tydstip toe mev. Stucki nog in Pietermaritzburg vertoef en ds. Lindley op die punt gestaan het om sy sendingwerk onder die Zoeloes te hervat — spreek hy sy spyt uit dat ds. Stucki, „onse Hollandsche Leeraar", as gevolg van sy skielike dood ter see, hulle nie bereik het nie, maar dat daar goeie hoop bestaan dat daar in Nederland 'n groot getal bekwame en goeie leraars beskikbaar is. Hy gee in sy brief aan die hand dat geld vir dié doel gekollekteer moet word en voeg dan by:



Ds. Daniel Lindley.

„Soo gy een vrye volk wilde blyven zoude ik UE. stellig raaden van den tegenwoordige Leeraars hier of elders geen te neemen. Ons oude Leeraar (ds. Lindley) heef ook weer syne oude pos als sendeling liever verkoosen als om een leeraar der soogenaamde kristen Afrikaansche boeren te zyn, soo als hy hem uytdruk, want die is hy moeg, syde hy, en vertoont sig ook nu heel anders. Den heer Poortman (destyds dokter in Pietermaritzburg, later in Potchefstroom) sult UE. over dat veel kunde seggen. P. S. Soo als hy hem in myne bysyn aan de Hollandsche frouw (mev. Stucki) yddruk want, syde hy, die ben ik moeg, ende by vertoond sig ook nu (in) een geheel ander keuleur."

Indien dit werklik so was dat daar by ds. Lindley 'n ander houding teenoor die Boere opgemerk kon word en dat hy hom deur sy optrede en woorde in 'n ander kleur as voorheen vertoon het, moet dit miskien gewyt word aan sy aanvaarding van die aanstelling deur die Britse owerheid in 1844 en die feit dat hy van toe af tot met sy uittrede as predikant van Pietermaritzburg teen die einde van 1846 as predikant deur die Britse owerheid besoldig is en deur hulle ten koste van die Boere beïnvloed is. Dit bly nietemin 'n feit dat ds. Lindley vanaf 1840 tot in 1844, as predikant van die Potchefstroomse en ander Voortrekkergemeentes, 'n uiters waardevolle bydrae tot die onderwys en kerklike lewe van die Voortrekkers gelewer het.

Op 29 September 1856 het 'n onbekende persoon van Rustenburg deur middel van 'n brief „ons dringende behoefte" waarin hulle op daardie stadium verkeer het, onder die aandag van ds. Lindley, destyds sendeling onder die Zoeloes in Natal, gebring. Hy is gevra of hy dit sou oorweeg om „een behoorlyk beroep alhier van de Kerkenraad" sou aanneem. Die briefskrywer verwys na verskillende plekke „waar twee gevoelen in die Kerk heerschte", veroorsaak deur die mense wat „de Evangelie gezangen niet wilde aan nemen." „Ook die menschen begeer u", lui die brief verder, „zy hebbe voor een tyd een man na u gezonden, maar hy zyn niet tot u gekoome." Hieruit blyk dat die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg wat teen die sing van gesange in die Kerk was, in die loop van 1856 daaraan gedink het om in kontak met ds. Lindley in Natal te kom om by hom te verneem wat sy houding teenoor hul standpunt sou wees en hom moontlik te pols oor 'n beroep na Rustenburg.

Voorts word daar verwys na vier Transvaalse gemeentes wat op daardie stadium herderloos was en geskrywe: **„Zoo roepen wy dan tot u, komt en help ons met de gafe die god u gegeven hebbe, en waar aan onze behoefte groot zyn. Ik wil hope dat ons begeerte door u met gods hulp en raad vervuld zullen worden en dat u ons ander maal weder zal vertroosten en gelyden met gods heilig woord, en dat wy alsdan niet weder geschyden moge worden als door den dood. Ik hoop dat de Almagtige god door zyn genade en geest uwe hart zullen bewerke om aan ons Smeeken gehoor te geven."**



Ds. Andrew Murray sr. van Graaff-Reinet.

Die briefskrywer het vervolgens aan ds. Lindley die versekering gegee dat as hy 'n beroep gunstig sou oorweeg, die beroep self en alles wat daarmee saamgehang het, spoedig gereël sou kon word.

Die vraag of hierdie brief ds. Lindley ooit bereik het en wat sy reaksie daarop was, is nie seker nie. Dit was in elk geval die laaste poging wat aangewend is om ds. Lindley na 'n Transvaalse Hervormde gemeente te beroep en ook vermoedelik die eerste poging na 1846.

## 9. DIE KERKLIKE BEARBEIDING VAN LIDMATE VAN DIE TRANSVAALSE NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK DEUR PREDIKANTE VAN DIE NEDERDUITSCHE GEREFORMEERDE KERK IN DIE BRITSE GEBIEDE, 1848-1852.

### Besoek van di. A. Murray sr., P. K. Albertyn en oudl. B. Pienaar, April 1848.

Met die eerste besoek van ds. Andrew Murray sr., van Graaff-Reinet, ds. P. K. Albertyn van Prins Albert en ouderling Barend Pienaar van Richmond, al drie van die Kaapse Nederduitsche Gereformeerde Kerk, aan Potchefstroom vanaf 10 tot 19 April 1848, kort nadat die gebied van Transoranje deur Engeland geannekseer is, is eredienste gehou, die doop bedien en die Nagmaal gevier. Hulle het hulle egter nie met die kerklike organisasie besig gehou en ook geen kerkraadsvergaderings gehou nie. Komdt.genl. Andries Pretorius, wat hom kort vantevore in Transvaal kom vestig het, wou hul eredienste nie bywoon nie omdat hy bevrees was dat daar politieke motiewe agter hul sending geskuil het.

Indien daar in April 1848 reeds blankes in Marico woonagtig was, is dit nie bekend of sommige van hulle die eredienste op Potchefstroom bygewoon het nie. By die deurlees van die doopregister van daardie jare is dit opmerklik dat daarin geen name voorkom wat as inwoners van Marico geïdentifiseer kan word nie.

### Besoek van dr. William Robertson en ds. P. E. Faure, Desember 1848.

Dr. William Robertson van Swellendam en ds. P. E. Faure van Wynberg het op 13 Desember 1848 op Elandsheuvel, die woonplaas van ouderling F. G. Wolmarans aan die oewers van die Mooirivier, aangekom. Lidmate wat in die buitewyke woonagtig was, het in groot getalle opgedaag vir die eredienste wat vanaf 15 tot 18 Desember op Potchefstroom gehou is. Daar bestaan 'n moontlikheid dat inwoners van Marico ook aan die kerkviering deelgeneem het aangesien die name van die Jacobs- en Nortjé-families, onder andere, in die doopregister voorkom.

Op 18 Desember is die reis verder voortgesit in die geselskap van oud. F. G. Wolmarans na Hekpoort, die woonplaas van komdt. Gert Kruger, aan die suidekant van die Magaliesberg. Meer as 200 ossewaens het 'n groot skare van kerkgangers uit al die rigtinge na die sentraal-geleë kerkplek aangevoer. Die besoekende predikante het nooit besef dat daar so baie lidmate in daardie geweste gewoon het nie.



Ds. P. K. Albertyn van Prins Albert.

Hier by Hekpoort, tussen 21 en 23 Desember 1848, „vernamen wy tot onze verbazing, ook van een landstreek de Morikwa genaamd, gelegen op een afstand van omtrent drie dagen reizens in een noord-westelyke rigting.” Hoofkommandant Potgieter het destyds Marico in sy amptelike hoedanigheid besoek en daar vir ’n tydlank vertoef en toe die berig van die predikante se koms na Hekpoort aan hom gestuur is — volgens afspraak — het die predikante se koms op dié wyse ook in Marico bekend geword en „door middel hiervan zyn dan ook vele van de inwoners van het Morikwaland van onze komst verwittigd geworden en een aanzienlyk getal uit die gewesten is dan by de godsdienstoefeningen tegenwoordig geweest.”

Daar was by dié geleentheid om en by 1,000 mense bymekaar en ongeveer 700 kerkgangers het in die „temporaire Kerk”, ’n oordekte ruimte van 50 by 60 voet, onderdak gevind. Ses eredienste is gehou, ongeveer 100 lidmate het aan die nagmaalstafel aangesit, 235 kinders is gedoop en 107 jongmense het belydenis van die geloof afgelê. ’n Hele aantal name van doopouers wat in Marico woonagtig was, kom in die doopregister voor, soos Snyman, Pretorius, Swanepoel, Enslin, Joubert en Basson.

Op 23 Desember was die afvaardiging weer terug op Potchefstroom waar op Sondag en Maandag weer ’n keer eredienste gehou is vir lidmate van die buitewyke waaronder daar ook lidmate van Marico was. Kinders van die families Scholtz en Basson van Marico is, onder andere, by dié geleentheid gedoop.

Toe hierdie eredienste in Desember 1848 op Potchefstroom en Hekpoort gehou is, was Marico reeds betreklik dig bevolk. Die lidmate het onder die Potchefstroomse Gemeente geressorteer en hulle moes noodgedwonge die lang afstande aflê ten einde die eredienste op hul naaste kerkdorp en op die kerkplek, Hekpoort, by te woon.

Dit is egter bekend dat eerw. Inglis van Matebe, in die omgewing van die teenswoordige Linokana, vroeër van Wilgeboomspruit, in sekere gevalle tot ongeveer 1852 geestelike werk onder die nuwe intrekkers na Marico gedoen het, terwyl daar ook na komdt. J. G. Mocke as ’n waardige ouderling verwys is.

**Beroep van ’n predikant.**

Op 10 Februarie 1848 het die Kerkraad op Hekpoort vergader waarskynlik onder voorsitterskap van oudl. F. G. Wolmarans, en besluit om namens „de Kerkraden van de Hollandsche Emigranten in Suid Africa ten noorde van de Vaalrivier” en gemagtig deur die hele volk, ’n predikant uit Holland te beroep deur middel van ’n blanko beroepsbrief, gerig aan die Sinodale Kommissie van die Ned. Hervormde Kerk in Nederland. Die beroep is uitgebring namens die Nederduitsche Gemeente van Potchefstroom, Magaliesberg, Mariko, Ohrigstad en Zoutpansberg terwyl die salaris van R390.00 per jaar gewaarborg is deur die Kerkraad sowel as



Oudl. Barend Pienaar van Richmond.

deur komdt.-genl. Hendrik Potgieter, komdt. G. J. Kruger en landdros H. S. Lombard van Potchefstroom. Hieruit blyk dit baie duidelik dat Magaliesberg, Mariko, Ohrigstad en Zoutpansberg almal wyke of buitewyke van die één Potchefstroomse Gemeente met één Kerkraad was. Magaliesberg het vanaf Desember 1848 oor 'n plaaslike Kerkraad, bestaande uit een ouderling en twee diakens, beskik, terwyl Marico ook mettertyd plaaslike Kerkraadslede gehad het. Vanaf 1851 was komdt. J. G. Mocke werksaam as ouderling van Marico. In April 1852 was hy egter reeds oorlede en op daardie stadium word alleen melding gemaak van twee diakens van Marico, te wete N. Roets en C. J. Grobler.

**Die eerste besoek van ds. Andrew Murray jr. van Bloemfontein, Desember 1849.**

Dit was die eerste besoek van ds. Andrew Murray jr. aan die Oorvaalse gebied en het geduur vanaf Desember 1849 tot Januarie 1850. In die loop van die ses weke het hy verskillende afgeleë streke van Transvaal besoek, kerk gehou en die Sakramente bedien.

Op 11 Desember 1849 het hy vanaf Mooirivier vertrek en, vergesel van 'n ouderling en diaken van die Potchefstroomse Gemeente, drie dae in 'n noordwestelike rigting gereis na die plaas van Daniël J. Robbertse, geleë suid van die teenswoordige dorp Swartruggens en ten ooste van die Groot-Maricorivier. Die Kerk was bestel op die woonplaas van Robbertse, „ten behoeve van het groot getal inwoners van de landstreek de Morikwa, eene rivier welker oevers zeer dikt bevolkt zyn." Daar was meer as 400 siele teenwoordig, ofskoon die bekendmaking nie deeglik geskied het nie. Sommige lidmate in die gebied van die Maloporivier kon egter nie betyds in kennis gestel word nie en die verlange is uitgespreek dat die afwesiges ook mettertyd in die geleentheid gestel sou word om eredienste by te woon en die genademiddele te ontvang deur 'n spoedige herhaling van die besoek.

In Swartruggens het ds. Murray vir die eerste keer kennis gemaak met die sogenaamde Jersualemgangers van Marico, 'n klein aantal mense wat met die prediking van ds. Murray niks te doene wou gehad het nie. Hulle was op weg na Jerusalem en mense wat „hunne tegenwoordige woningen slechts als een rustplaats beschouwen op den weg daarheen." Hulle leier was komdt. Johan Adam Enslin wat later op die plaas Meseg by Enzelberg gewoon het en daar oorlede is. Sy naam kom nietemin as een van die doopgetuies voor.

Tydens die besoek is die Nagmaal op Sondag 16 Desember ook vir die eerste keer in Swartruggens, en in 'n sekere sin in Marico-Oos, gevier, is die doop op 17 Desember aan 70 kinders bedien en het 18 jongmense belydenis van hul geloof afgelê.

Met sy terugkeer op Potchefstroom, het ds. Murray op 21 Januarie 1850 'n kind van komdt. A. H. Stander van Marico gedoop.



Dr. William Robertson van Swellendam.

**Die tweede besoek van ds. Andrew Murray jr., Okt.-Des. 1850.**

Nadat ds. Andrew Murray teen die helfte van Oktober 1850 op Potchefstroom kerk gehou het — ook vir lidmate van die buitewyke — en op 21 en 22 Oktober 'n groot aantal kinders — ook van Marico — gedoop het en verheug was oor die vordering met die bou van 'n ruim kruiskerk, het hy daarvandaan voortgereis na Lydenburg, 'n end duskant Zoutpansberg omgedraai, Rustenburg vervolgens aangedoen — waar 'n kerkgebou ook reeds dakhoogte was — en daarvandaan oor Swartruggens verder gegaan totdat hy teen die einde van November 1850 „op de Kerkplaats aan de overzyde van Morikwa" aangekom het. Dit was die eerste keer dat 'n predikant van een van die Hollands-Afrikaanse Kerke in daardie geweste van Marico gekom en kerk gehou het. Hy vertel dat „eene gemeente van boven twee honderd werd ook hier gevonden om het Woord te hooren, schoon er in deze streken tegenstand geboden werd." Hierdie teenstand het gekom van die kant van die Jerusalemgangers met wie hy in Desember 1849 in Swartruggens kennis gemaak het. Ds. Murray het met die groep 'n openbare debat gevoer. Hulle wou egter nie die eredienste bywoon nie en ook nie hul kinders laat doop nie.

By die twee geleenthede op 27 November en 1 Desember het 15 jongmense belydenis van die geloof afgelê en is 60 kinders gedoop.

Uit die reisverslag van ds. Murray, sowel as uit die Doopregister, kan afgelei word dat daar op twee ongenoemde kerkplekke in Marico kerk gehou is, die tweede keer moontlik in Klein-Marico. Opmerklik is dat die Nagmaal nie by een van die twee geleenthede bedien is nie.

**Die derde besoek van ds. Murray jr., April 1851, in geselskap van sy broer, John Murray, van Burgersdorp.**

Tydens die besoek deur die twee Murray-broers aan Potchefstroom is die eerste kerkgebou in Transvaal op 19 April 1851 ingewy, terwyl 'n tweede kerkgebou op 26 April op Rustenburg ook deur hulle ingewy is.

Die Ring van Transgariep is intussen in 1850 deur die Kaapse Sinodale Kommissie onder die jurisdiksie van die Sinode van die Kaapse Nederduitsche Gereformeerde Kerk gekonstitueer, dit wil sê die gemeentes „in de Souvereiniteit, in vereeniging met Natal", met ander woorde die twee Britse gebiede, terwyl Transvaal waar die Britse vlag nog nie gewaai het nie, daar buite geval het.

Op 21 April 1851 het die Murray-broers aan die Kerkraad van Potchefstroom voorgestel om afgevaardigdes na die Ring van Transgariep te stuur, wat egter deur Potchefstroom geweier is. Ook Rustenburg het 'n week later geweier. Hierdeur het dit duidelik geword dat die Transvalers nie geneë was dat die Transvaalse Nederduitsch Hervormde Kerk organies deel moes uitmaak van die Kaapse, Natalse en Soewereiniteitse Nederduitsche Gereformeerde Kerk in die Britse gebiede nie.



Ds. Philip E. Faure van Wynberg, Moderator van die Kaapse Nederduitsche Gereformeerde Kerk.

**Die vierde besoek van ds. Andrew Murray jr., Maart-April 1852, in geselskap van ds. J. H. Neethling.**

Die uitvoerige verslag wat van die besoekreis opgestel is, gee in baie opsigte 'n duidelike beeld van die kerklike toestande in Transvaal voor die koms van ds. Van der Hoff in Mei 1853.

Hul roete het gegaan vanaf Potchefstroom, oor Suikerboschrand, Renosterpoort, ten noorde van die teenswoordige Bronkhorstspruit-dorp, Lydenburg, terug oor Renosterpoort, Het Bad (Warmbad), Rustenburg en vandaar oor Swartruggens na Marico. Vanaf Swartruggens is hulle in 'n westelike rigting begelei deur diaken Frans Robbertse, seun van die bekende Daniël J. Robbertse, op wie se plaas op 16 Desember 1849 die eerste kerkviering in daardie geweste plaasgevind het. Hul weg het deur bewoonde sowel as onbewoonde streke gelei totdat hulle „aan gindsche zyden van de Moriqua eene schoone welbebouwde streek vonden. Vriendelyke bewoners vergezelden ons naar de Kerkplaats, in de streek gesaamd Klein-Moriqua, eene liefelyk gelegen hoeve, toebehorende aan den Heer Marnewick. Ook daar was een talryke gemeente verzameld . . ."

J. C. Marneweck sr. was, net soos in die geval van 'n hele aantal ander Vrystaters, betrokke by die Slag van Boomplaas, en het saam met Stander, Mocke, Van Staden, Viljoen en ander na Marico uitgewyk, waar hy vermoedelik vroeg in die vyftiger jare 'n sentraal-geleë plaas van Johannes Christoffel Steyn, grensend aan die plaas van komdt. A .H. Stander, vir 2800 riksdalers (R420.00) gekoop het. Die presiese ligging van dié „liefelyk gelegen hoeve, wat in April 1852 as kerkplek in Klein-Marico sou dien, is nie met sekerheid te bepaal nie. Daar bestaan 'n moontlikheid dat dit Hazenjagt of 'n ander plaas in die onmiddellike omgewing kon gewees het.

In November 1851 moes die opgeroepe burgers op Marneweck se plaas bymekaarkom voordat die kommando sou vertrek, en in Januarie 1852 het veldkornet Jan W. Viljoen en twee burgers opdrag gekry om kapt. Setshele te gaan haal en hom vir 'n onderhoud oor vrede na dieselfde plaas van Marneweck te bring. Aan die kommando wat later in die jaar teen Setshele opgetrek het, het die eienaar van die plaas slagbeeste voorsien, wat daarop dui dat die groot kommando weer 'n keer van Marneweck se sentraal-geleë plaas in Klein-Marico vertrek het. Wanneer in gedagte gehou word dat die plaas Hazenjagt, wat in die loop van die vyftiger jare in besit van Casper H. Coetzee gekom en waarop Zeerust in 1867 tot stand gekom het, dikwels as bymekaarkomplek vir kommando's gedien het en soms ook gebruik is as 'n plek waarheen die omwonende burgers ten tye van gevaar gevlug het, is dit moontlik dat Hazenjagt in die begin van die vyftiger jare, eers aan J. C. Steyn en toe aan Marneweck behoort het en dat dié plaas reeds in 1852 — en moontlik selfs vroeër in Desember 1850 — as kerkplek begin diens doen het. Indien Hazenjagt destyds nie aan Marneweck behoort het nie, was die kerkplek in elk geval op 'n plaas wat in die onmiddellike omgewing van die teenswoordige dorp



Ds. Andrew Murray jr. van Bloemfontein.

Zeerust gelê het. Ons kan dit verder ook aflei uit die feit dat Marneweck en 'n aantal bekende inwoners van daardie omgewing teen die einde van 1852 genoodsaak was om vir enkele maande in 'n kliplaer skuiling te soek, waarskynlik op die plaas Kameeldoorn. Toe die afvaardiging die kerkplek verlaat het, het hulle in 'n suidelike rigting oor Sendelingspos gereis wat ook 'n aanduiding is dat die kerkplek in die omgewing van, of op, Hazenjagt moes gewees het.

Komdt. J. G. Mocke, 'n ouderling van die Potchefstroomse Gemeente wat in Marico gewoon het en sy amp op 'n waardige wyse vervul het, is kort voor die koms van di. Murray en Neethling oorlede en op Mosega (Sendelingspos) begrawe. Met hul koms in Klein-Marico was daar net twee diakens, Grobler en Roets, om hulp te verleen.

Die twee predikante het ook kennis gemaak met die sendelinge Inglis, wat op Matebe, en Edwards wat op die nabygeleë Mabotsa, die teenswoordige Linokana, albei in die nabyheid van die kerkplek, gewoon het. Hulle verwys na die vrugbare en waterryke streek waar die sendingstasie, wat in 1843 deur David Livingstone gestig is, gevestig was. Dit was ook die terrein wat in 1849, op navraag deur veldkornet Jan Viljoen, deur die Volksraad bestem was vir die stigting van 'n dorp in Marico en wat van toe af tot in 1865 as 'n geskikte terrein vir die dorp in die gedrang was.

Met verwysing na die twee sendelinge, het die verslag van di. Murray en Neethling ook die volgende gesê: „Er was eene goede verstandhouding, vooral tusschen de Heer Inglis en de boeren der omstreken . . . zigtbaar was ons de weldadige invloed, dien de omgang met de Heer Inglis op sommigen boeren had; en nooit heeft hy geweigerd, waar hy kon, aan sterfbedden of elders het Woord van Christus te spreken . . . "

Op hul verdere reis, het di. Murray en Neethling gegaan „over de plaats van de hulpvaardigen vriend Buis, waar Zilkaats eens woonde en Lindley, de broeder van goed gerucht en vele verdiensten aan onze landgenoten, in vreeze leefde, totdat de commando onder Hendrik Potgieter, het land van den dwingeland bevrydde. De plaats heet: ‚Lindley's Post' ", dit wil sê die teenswoordige Sendelingspos.

**Die kommando teen Setshele in Augustus 1852.**

Vyftien jaar na die tweede strafkommando teen Silkaats, het 'n kommando van 320 burgers onder aanvoering van komdt. P. E. Scholtz, in dieselfde omgewing waar die Matabeles hul finale neerlaag gely het, die stryd aangeknoop teen die opstandige Setshele en sy bondgenote. Dieselfde kinderlike vertroue op God en hul diepgewortelde godsdienssin het ook nou by die kommando van Scholtz na vore gekom. Op Sondag 29 Augustus wou komdt. Scholtz nie laat veg nie en die „des Heeren Dag" is in ere gehou. In hierdie verband het Scholtz in sy verslag aangeteken: „Wy wenden ons tot de Alder Hoogste en smeekte eenparig om verstand en genade aan ons te verleenen . . . Wy zoeken den Heere op Zondag om in Zyn genade geleerd en gelyd te moge worde en bepale ons by ons godsdienst."



Ds. John Murray van Burgersdorp.



Ds. J. H. Neethling van Prins Albert.

Op Maandag 30 Augustus het hulle onder 'n haelbui van kanonkoeëls gestorm, hul „lot vertrouwende onder des Heeren geleide en genade." Na die eerste dag se beslissende geveg, het komdt. Scholtz die geveg laat staak en die kommando na die laer laat terugkeer „waar wy ook de Heere met erkentenis belyde . . . "

Die burgers van hierdie kommando is uit die omliggende distrikte gekommandeer ofskoon 'n groot aantal uit die Marico-wyk afkomstig was. Dit was met hierdie mensemateriaal waarmee die Kaapse en Soewereiniteitse predikante vanaf 1848, en ds. Van der Hoff vanaf 1853, hul kerklike aktiwiteite in die Potchefstroomse Gemeente sou begin en voortsit.

## 10. MARICO AS 'N BUITEWYK VAN DIE POTCHEFSTROOMSE GEMEENTE TYDENS DIE BEDIENING VAN DS. DIRK VAN DER HOFF, 1853-1871.

Oor dié tydperk kan min gesê word aangesien die oudste gemeentelike stukke van die Potchefstroomse Gemeente, onder andere die notuleboeke, volgens 'n mededeling deur prof. S. P. Engelbrecht, verlore gegaan het toe die winkel van die firma Scorgie van Potchefstroom, waar gemeentelike stukke van die Potchefstroomse Gemeente opgeberg is, deur 'n brand in puin gelê is.

### Voor die koms van ds. Van der Hoff.

Vanaf die vestiging van blankes in Marico teen die einde van die veertiger jare tot met die stigting van nuwe gemeentes vanaf die begin van die vyftiger jare, het die lidmate van die Transvaalse Nederduitsch Hervormde Kerk geressorteer onder die Potchefstroomse Gemeente, wat vanaf sy stigting in Maart 1842 die hele Oorvaalse gebied omvat het.

Voor die koms van ds. Van der Hoff is komdt. J. G. Mocke, wat vroeër 'n veldkornet en onderwyser in die Kaapkolonie was, in 1851 as ouderling vir die Marico-wyk gekies en N. Roets en C. J. Grobler as die twee plaaslike diakens. Oud. Mocke is teen die einde van 1851 of vroeg in 1852 tydens 'n koorsepidemie, wat talle slagoffers geëis het, oorlede en op Sendelingspos begrawe. In April 1852 het di. Murray en Neethling berig dat die plek van die waardige ouderling op daardie stadium leeg was en dat die twee diakens, Roets en Grobler, hulle met die kerkviering op die plaas van J. C. Marneweck behulpsaam was. Daarna word daar egter nie meer van hulle gehoor nie. Moontlik was hulle onder diegene wat die Marico-wyk in 1852/3 uit vrees vir dreigende naturelle-invalle en as gevolg van die heersende koorsepidemie verlaat het. 'n Aantal families wat in later jare elders in Transvaal 'n leidende rol in kerk- en volksake gespeel het, het destyds die Marico-omgewing vir goed verlaat.

### Die koms van Transvaal se eerste vaste predikant.

Vanaf sy vestiging op Potchefstroom in Mei 1853 sou ds. Dirk van der Hoff as die eerste vaste predikant van die Transvaalse Nederduitsch Hervormde Kerk vir baie jare die hele Transvaal as sy gemeente hê. Die hele Wes- en Noordwes-Transvaal was met ander woorde ook onder sy geestelike sorg.



'n Minder bekende foto van ds. Dirk van der Hoff wat vermoedelik in die sestiger jare van die vorige eeu geneem is.

Die Kerk in Transvaal het onder die gereelde en toegewyde bearbeiding van ds. Van der Hoff geleidelik gegroei. In die loop van die jare is verskillende nuwe gemeentes gesitg en georganiseer en mettertyd het di. Van Heyningen, Smits, Begemann en Van Warmelo beroepe na die Transvaalse gemeentes aangeneem en sodoende die ontsaglike taak van ds. Van der Hoff verlig.

In 1920 het oud. Henning Visser van Schoonspruit, wat jarelank saam met ds. Van der Hoff gewerk het, met groot lof gepraat van „de oude Voortrekker-leraar die hier kwam toen er geen andere Kerken waren, die byna nooit thuis was, nooit daarover klaagde maar in alle trouw de gemeente heeft bearbeid . . . "

Met oud. Visser se verwysing na die tyd „toen er geen andere Kerken waren" het hy natuurlik in gedagte gehad dat die Gereformeerde Kerk in 1859 en die Ned. Ger. Kerk in 1866 in Transvaal tot stand gekom het, ofskoon 'n afskeiding op Hartebeesfontein reeds in 1854 ontstaan het. Ds. F. Lion Cachet het immers op die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk in November gesê „dat aan eene vereeniging van de Ned. Ger. Gemeente Utrecht (in die teenswoordige Noord-Natal waar hy toe predikant was) met die Ned. Herv. Gemeenten alhier niet te denken is . . . Hy zegt de geheele republiek in lengte en breedte te zullen dootrekken om zuiver gereformeerde gemeente op te richten aangezien hy de eenige zuivere Ned. Geref. predikant hier te lande is. De praeses wenscht Ds. Cachet alle succes op zyn rondreize . . . "



Ds. Frans Lion Cachet, van Joods-Hollandse afkoms. Hy was die bewerker van die kerkafstigting in die Zuid-Afrikaansche Republiek in die sestiger jare en sy optrede het gelei tot die ontstaan van die Nederduitsche Gereformeerde Kerk in die Z.A.R. in Desember 1866 en die stigting van die N.G. Gemeente Mariko in Augustus 1868.

In 'n huldigingsadres wat op 27 Mei 1878 deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aan ds. Van der Hoff aangebied is ter herdenking van sy 25-jarige ampsbediening in Transvaal, is daarop gewys dat hy sy dienswerk op Potchefstroom op 28 Mei 1853 in die destydse herderlose gemeentes van die Zuid-Afrikaansche Republiek begin het. Op daardie stadium was daar duisende siele wat verspreid oor die hele Transvaal en die teenswoordige Noord-Natal gewoon het. „Vele veranderingen zyn er tot stand gekomen, vele gemeenten gesticht. Uit den chaos van verwarring is langzamerhand orde te voorschyn gekomen, en gy kunt aan U zelven de voldoening geven, dat door uwe bemoeiingen het Bestuur in de Hervormde Kerk gevestigd is, en de bloei en de vooruitgang toegenomen zyn . . . ", het die Kommissie getuig.

Toe ds. Van der Hoff op 9 Oktober 1881 oorlede is, het hy 'n werksame dienstydperk in Transvaal afgesluit en vir homself 'n onverganklike monument nagelaat. Gedurende sy ampsbediening in Transvaal het hy 13,720 kinders gedoop, 6114 lidmate aangeneem en 1486 pare in die huwelik bevestig!

Tydens die dienstyd van ds. Van der Hoff het die Nederduitsch Hervormde Kerk in die tweede helfte van die vyftiger jare die Staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek geword en daardie bevoorregte posisie het voortgeduur totdat die Grondwet van die Republiek in 1886 gewysig is en daar van toe af nie meer 'n Staatskerk deur die Grondwet erken is nie.

**Die posisie van Marico voor 1871.**

Voor die formele stigting van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico) as 'n nuwe aparte gemeente in Junie 1871, is die gebied, wat as 'n nuwe distrik deur die Volksraad in 1872 geproklameer is, deur ds. Van der Hoff vanaf 1853 as 'n buitewyk van die Potchefstroomse Gemeente bearbei.

**Die Kerkraadslede.**

Die Kerkraadslede wat algaande in daardie afdeling van die Potchefstroomse Gemeente gekies is, het bekend gestaan as die „Plaatselyke Kerkeraadsleden van Marico" — ook op die Algemene Kerkvergaderings waarheen sommige van hulle afgevaardig was — en dit was ook die Plaaslike Kerkraadslede wat in 1871 die inisiatief geneem het om Zeerust as 'n selfstandige gemeente verklaar te kry. As gevolg van die groot afstande wat die kerkraadslede van die buitewyke van Potchefstroom geskei het, het baie van hulle selde, indien ooit, kerkraadsvergaderings op die dorp bygewoon.

Tydens die eerste besoek van ds. Van der Hoff aan Marico in Desember 1853 is die 52-jarige Gert Christoffel Snyman van die plaas Kwaggafontein as ouderling gekies en Piet van der Berg en Chrisjan Johannes Joubert, de Oude, van Groot-Marico as diakens. Op 23 Oktober 1856 word na P. van der Berg verwys as „oudkerkeraadslid".

In die jare daarna het Kerkraadslede uit Marico betreklik gereeld as afgevaardigdes van die Potchefstroomse Gemeente op die Algemene Kerkvergaderings verskyn: In Junie 1854: Oud. G. C. Snyman en diakens P. van der Berg en C. J. Joubert sr.; in Desember 1855: Oud. G. C. Snyman; in Desember 1856: Oud. G. C. Snyman en diakens C. J. Joubert en J. L. Buys, aangedui as „plaatselyke Kerkeraad van Marico"; in Februarie 1857: Niemand van Marico nie; in Desember 1857: Oud. G C. Snyman; in Januarie 1859: Oudl. G. C. Snyman, „plaatselyke Kerkeraadslid"; in April 1859: Oudl. G. C. Snyman en diakens F. J. (Vaal Frans) Joubert en H. Joubert; in September 1859: Diaken F. J. Joubert; in September 1861: Niemand van Marico nie; in Oktober 1863: Oud F. J. Joubert; in September 1864: Oud. Frans J. Joubert; in November 1865: Niemand van Marico nie; in Februarie 1866: Oud. F. J. Joubert en J. Buys en in November 1869: Oud. F. J. Joubert.

Intussen het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op 12 Junie 1871 toestemming gegee tot die selfstandigwording van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust en het ouderlinge F. J. Joubert en H. J. Coetzee, en diakens J. M. Benade en D. S. Oberholzer die nuwe gemeente in Julie 1874 op die Algemene Kerkvergadering op Rustenburg verteenwoordig.

**Die jaarlikse besoeke van ds. Van der Hoff aan Marico.**

Vanaf Desember 1853 tot met die koms van ds. De Vries in 1875 het ds. Van der Hoff gereeld jaarlikse, herderlike besoeke aan Marico gebring en by daardie geleenthede kerk gehou, die Nagmaal bedien en voornemende aannemelinge gekatkiseer.

In afwagting van ds. Van der Hoff se eerste besoekreis deur Transvaal in die loop van 1853 en 1854 was honderde jongmense in „de verwyderde streken", byvoorbeeld in Marico, besig om hulle vir lidmaatskap van die Kerk voor te berei. Die toestand op die gebied van die gewone sowel




*Ned. Herv. Kerkgebou van Potchefstroom, die eerste kerkgebou in Transvaal, ingewy 1851*

Tekening in 1966 gemaak deur die heer E. Thamm, spotprenttekenaar van Die Transvaler met gebruikmaking van gegewens voorsien deur prof. dr. A. D. Pont.

as op die gebied van godsdiensonderwys het ten tye van ds. Van der Hoff se koms veel te wense oorgelaat. Ofskoon die sedelike en godsdienstige toestand in baie opsigte betreklik hoogstaande was, was daar tog verskynsels wat bekommernis veroorsaak het. Die vrees het bestaan „dat by velen de ware vernieuwing des harten ontbreekt, ook de kennis in Gods heilig Woord onze dierbare Bybel, de onfeilbare en eenige bron en rigtsnoer van ons geloof en wandel laat nog veel te wense over." Die langdurige swerwerslewe en die gemis aan deeglike godsdiensonderwys het baie daartoe bygedra.

Na ds. Van der Hoff se eerste besoek aan Marico in Desember 1853 in geselskap van oud. F. G. Wolmarans van Potchefstroom, wat in 1847 na twee jaar se afwesigheid weer vanaf Andries-Ohrigstad teruggekeer het en wat die besoekende predikant met katkisasie in die verskillende buitewyke moes bystaan, het hy Marico in Maart 1854 weer 'n keer besoek, blykbaar net om kerkdienste te hou sonder die bediening van die Sakramente, en toe nog 'n laaste keer in geselskap van oud. Wolmarans in November en Desember 1855. Die Lidmateregister van die Potchefstroomse Gemeente maak ook nog melding van besoeke in September 1856 en 1857, in Desember 1858, in November 1859 en in April 1861. Uit ander bronne is bekend dat hy ook in Oktober 1866, in 1869 met die hoeksteenlegging van die kerkgebou op Zeerust, in Desember 1873, in Augustus 1874, in April 1875 en in Januarie 1876 Marico besoek het. Nadat sy pligte ten opsigte van die ander Transvaalse gemeentes in die loop van die tyd minder geword het, het hy mettertyd elke jaar tenminste een, maar soms ook meer as een, amptelike besoek aan Marico gebring.

**Die ampsbediening van ds. Van der Hoff in Marico.**

Met sy besoek aan Marico in Desember 1853, vergesel van oud. F. G. Wolmarans, het 23 jongmense op 18 Desember belydenis van die geloof „aan de Marico" afgelê en op 15 en 17 Desember is 43 kinders op twee kerkplekke gedoop.

Op 15 Desember is vier kinders van die egpaar Gerrit Chistoffel Snyman en Regina Catharina Bekker, gebore tussen 7 Januarie 1846 en 6 Desember 1853, gedoop, terwyl van oud. Gerrit Christoffel Snyman en Hester Margaretha Klopper, ook vier kinders, gebore tussen 21 Mei 1845 en 19 Februarie 1850, op 17 Desember ten doop gehou is. Vyf en dertig kinders van bekende inwoners van Marico is ook op 17 Desember gedoop en die indruk word gewek dat die meeste van die lidmate vir geruime tyd nie in die geleentheid was om Potchefstroom of ander verafgeleë kerkplekke te besoek met die oog op die doop van hul kinders en die gebruik van die Nagmaal.

Die volgende besoek waartydens die Sakramente bedien is — vir die laaste keer in geselskap van oud. F. G. Wolmarans — het in November




Ofskoon oudl. F. G. Wolmarans in April 1872 oorlede is, is daar vermoedelik nooit 'n foto van hom geneem nie. Indien wel, het geen foto van hom bewaargebly nie. Hierdie foto van die grafsteen op oudl. Wolmarans se graf op sy sterfplaas in die Gatsrand, is geneem deur mnr. Nic Dreyer vir opname in sy lesenswaardige M.A.-verhandeling oor die Wolmarans-familie en meer bepaald oor die lewe en werk van oudl. F. G. Wolmarans, belangrike leiersfiguur op die gebied van Kerk en Staat in die veertiger en latere jare in Transvaal.

en Desember 1855 plaasgevind. Op 23 en 27 November is 54 kinders gedoop, onder andere kinders van die egpare Frans Jacobus Joubert en H. C. N. Botha; van Philippus Theunis van Staden en J. C. Joubert; van Johannes Willem (Jan) Viljoen, die bekende veldkornet van Marico, en M. C. Messer; van Anthonie Johannes Gronum en C. C. P. van Tonder en van Casper Hendrik Coetzee en M. H. Wilman. Op 23 en 27 November en 2 Desember het 23 jongmense belydenis van die geloof afgelê.

Kort voordat hierdie kerkviering begin het, was daar 'n belangrike byeenkoms op die plaas Vergenoeg waar veldkornet Jan Viljoen gewoon het en waartydens 'n ondersoek na die naturellevyandelikhede bespreek is. Op Dinsdag 20 November het veldkornet Jan Willem Viljoen na Groot-Marico gery en op Woensdag 21 November word berig: „Heden alles stil, de menschen maken klaar om naar de Kerk te ryden . . ."

In September 1856 is ds. Van der Hoff deur oud. G. C. Snyman as katkisasiemeester vir die Marico-distrik bygestaan en daarna het oud. Snyman tot in die sestiger jare dié belangrike funksie vervul. Op 13 en 20 September is 22 jongmense in Groot- en Klein-Marico aangeneem en op 12 September is kinders van die egpare F. J. Joubert en H. C. N. Botha en van Johannes Jacobus Roos en J. A. A. S. Enslin — 'n dogter van wyle komdt. J. A. Enslin — gedoop, en op 20 September 'n kind van die egpaar Marthinus Lucas Swart en M. M. E. Erwee. Swart het destyds bekend gestaan as een van die grootste en mees onverskrokke grootwildjagters van daardie kontrei.

Op hierdie kerkviering het veldkornet Jan Viljoen, in opdrag van die Staatspresident, vasgestel „wie voor of tegen de Kaapsche Synode" is. Op 26 September het hy berig dat „myn gansche wyk is stellig teegen het inlyven onder de Kaapsche Synode, en hebben in byzyn van den Predikant, Ouderlingen en Diakenen en Veldcornet magt gegeve om met hun aprobatie hunne namen met het getal Lidmaten in hunne respective huishoudingen in hunne tegenwoordigheid te teekenen . . . " Die veldkornet het ook berig dat hy aan J. Buys en T. Steyn kennis gegee het dat hulle as lede van die Volksraad vir Marico gekies is maar dat raadslid J. Buys deur die Kerkraad gekies en aangestel is tot diaken in die plek van P. van der Berg, wat weens sieklike omstandighede sy amp as diaken neergelê het. Verder het hy gevra of president Pretorius die verslae van die veldkornette van Marico vir Augustus ontvang het want daarin sal die President „vinden de getrouwheid van het Publiek van Klyn Marico aan Kerk en Staat en UHEd. Perzoon."

Die volgende besoek het in September 1857 plaasgevind en op 13 September is 7 jongmense aangeneem en op dieselfde dag weer 'n kind van die egpaar Casper Hendrik Coetzee en M. H. Wilman gedoop.

In Desember 1858 het ds. Van der Hoff weer 'n keer in Marico opgedaag en op 5, 7 en 12 Desember het 18 jongmense lidmate geword. Op 5 Desember is C. J. G. Coetzee gedoop, gebore op 5 Mei 1857, 'n kind van die egpaar Diederik Jacobus Coetzee, die stigter van Zeerust, en Maria Isabella



Huwelik in 1874 op Potchefstroom tussen mnr. Godfried Watermeyer en mej. A. van der Hoff. Van regs na links staan: James Buchanan, Staatsprokureur, Z.A.Republiek; mej. C. Pretorius, enigste dogter van pres. M. W .Pretorius, na wie Christiana en Chrissiesmeer vernoem is; mej. Linn, N. J. R. Swart, Staatsekretaris; ds. Dirk van der Hoff, vader van die bruid; M. W. Pretorius, gewese President, Z.A.R. en O.V.S.; mej. A. van der Hoff, die bruiid; mnr. G. Watermeyer, die bruidegom; staatspresident T. F. Burgers; mev. Van der Hoff, moeder van die bruid. Die ses ander persone op die foto is onbekend



Nagmaalstoneel op die Hervormde Kerkplein, Potchefstroom, omstreeks 1880. In hierdie historiese kerkgebou het 'n groot aantal inwoners van Marico tot omstreeks 1870 aanbid, die Nagmaal gevier, belydenis van geloof afgelê, ens.

Coetzee, die suster van Casper Hendrik Coetzee, die eienaar van die plaas Hazenjagt. Ook is 'n kind van Stephanus Jacobus Oosthuizen en S. C. E. Coetzee gedoop, met as doopgetuies, onder andere L. M. Swart en D. J. Coetzee. Opmerklik is dat juis in daardie tyd D. J. Coetzee die plaas Nooitgedacht van L. M. Swart vir die stigting van 'n dorp in Marico gekoop het.

By geleentheid van ds. Van der Hoff se besoek in November en Desember 1859, het 26 jongmense op 27 November en 4 Desember belydenis van hul geloof afgelê. Die byeenkoms op 4 Desember was op Buffelshoek, die woonplaas van Lodewyk A. J. Slabbert.

Die laaste besoek van ds. Van der Hoff waaroor daar inligting in die „Lidmatenregister" van die Potchefstroomse Gemeente voorkom, was die een wat in April 1861 plaasgevind het. Op 14 April is 3 jongmense aangeneem en op dieselfde dag 'n kind van die egpaar Walter James Seymore en Dina Johanna Nortier (Nortjé) gedoop, asook 'n kind van H. A. Greeff, die stigter van Lichtenburg, en S. M. Redelinghuys. Die wyk Boven-Hartsrivier, waarin Lichtenburg in die sewentiger jare tot stand gekom het, het ook vir baie jare onder die Potchefstroomse Gemeente geval, 'n tydlank onder Zeerust (Marico) terwyl dit in later jare as 'n selfstandige gemeente in kombinasie met die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust getree het.

**Kerkplekke in die algemeen.**

In die jare 1853 tot 1861 en ook daarna, het ds. Van der Hoff 'n groot gedeelte van elke jaar op die pad deurgebring in die getroue uitvoering van sy herderlike pligte. Benewens die verrigting van sy kerklike pligte op Potchefstroom en in Marico, het hy ook gereelde besoeke afgelê aan kerkplekke in Suikerboschrand (Heidelberg en ander plekke), Onder-Vaalrivier (Wolmaransstad, Bloemhof, Makwassie en Christiana), Schoonspruit, Pretoriusstad (Pretoria), Draakberg (Volksrust en Wakkerstroom), Dordrecht (Utrecht in die teenswoordige Noord-Natal), Clercqsdorp (Klerksdorp) en Losberg. Ook op Rustenburg en op baie plekke in Transvaal het ds. Van der Hoff by verskillende geleenthede kerk gehou sonder die bediening van die doop en die viering van die Nagmaal.

Hy het die land onder moeilike omstandighede per ossewa en te perd deurkruis. Hy moes noodgedwonge lang reise onderneem en was baie kere in gevaar van barbare, wilde diere, slegte paaie en vol riviere. Op 'n keer het sy ossewa in 'n rivier omgeslaan en die kerkregisters nat geword. Elke jaar het hy 'n groot gedeelte in die wapad deurgebring.

Mettertyd na die koms van di. Van Heyningen (Lydenburg), Smits (Rustenburg), Begemann (Pretoria) en Van Warmelo (Zoutpansberg) het die arbeidsveld van ds. Van der Hoff kleiner en minder veeleisend geword, was dit grotendeels beperk tot Wes-Transvaal en kon hy sodoende ook meer tyd en aandag aan Marico wy.

Die lidmate van die Potchefstroomse Gemeente wat gereeld met Nagmaal na die dorp gegaan het, het min of meer in 'n omtrek van dertig of veertig myl van die dorp af gewoon. Die res van die gemeente het op verskillende ander kerkplekke in die uitgestrekte gemeente hul kerklike voorregte geniet wanneer die enigste predikant van Transvaal jaarliks kerk gaan hou en die Sakramente bedien het.

**Kerkplekke in Marico.**

In Marico was die kerkplekke vanaf die begin van die vyftiger jare op verskillende sentraal-geleë plase, die een in Groot-Marico en die ander in Klein-Marico, terwyl die plaas van Daniël J. Robbertse in Swartruggens, wat teen die einde van die veertiger jare ook as 'n kerkplek gedien het, eintlik op 'n stadium ook tot Marico behoort het. In November 1850 het ds. Andrew Murray vir die eerste keer kerk gehou op 'n plaas aan die westekant van die Maricorivier, en ook op 'n plaas in Klein-Marico, terwyl in April 1852 die kerkplek bepaal was op die „liefelyk gelegen hoeve" van die heer J. C. Marneweck in Klein-Marico.

Vanaf die tyd van ds. Van der Hoff het die jaarlikse kerkvierings die meeste kere op drie afsonderlike plase plaasgevind. In Groot-Marico was die byeenkomsplek gewoonlik op die plaas Driefontein van diaken (later ouderling) H. L. Joubert. Mettertyd het die dorp en gemeente Groot-Marico in daardie omgewing ontstaan.

In Klein-Marico was die kerkplekke op die plaas Buffelshoek van Lodewyk A. J. Slabbert en op Kwaggafontein, die woonplaas van oud. G. C. Snyman. Na die voltooiing van die kerkgebou het die meeste kerkvierings in die eerste helfte van die sewentiger jare op Zeerust plaasgevind ofskoon daar nog steeds op die ou asook op nuwe buiteplekke in die uitgestrekte gemeente kerk gehou is.

In Junie 1874 het 'n berig in die „Transvaal Advocate" gemeld dat die buitegemeentes nog steeds verknog aan ds. Van der Hoff gebly het; die lidmatetal brei steeds uit en die kerkplekke trek nog steeds groot opkomste. Hy het op 8 Desember 1873 op reis gegaan na Marico en op die dorp Zeerust kerk gehou. Vandaar is hy na Lichtenburg en Ventersdorp en op 22 Desember was hy terug op Potchefstroom. Op 26 Desember het hy weer vertrek oor Klerksdorp na die buitegemeentes onder aan die Vaalrivier (Makwassie, Bloemhof en Christiana). Binne vier weke het hy 198 kinders gedoop en 64 lidmate aangeneem.

## 11. POGINGS TOT DIE STIGTING VAN 'N DORP EN KERKPLEK IN MARICO TEN BEHOEWE VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK, 1849-1867.

Die vroegste vermelding van die stigting van 'n dorp in Marico was toe die Volksraad van die Zuid-Afrikaansche Republiek op 23 Mei 1849 op Derdepoort naby Pretoria besluit het dat veldkornet Jan Viljoen van Marico sorg moes dra dat die geboue op die „zendelings plaats geleegen aan Klyn Marico" nie verniel word nie en dat die plaas „zal moete blyfe tot publieke eindens." Die bedoeling van hierdie besluit was dat die sendelingsplaas nie aan 'n private burger toegeken moes word nie maar uitgehou word vir die stigting van 'n dorp. Dit was blykbaar die voorneme van die Volksraad in 1849 om mettertyd op Moilostat, die teenswoordige Linokana, 'n dorp vir Marico te stig.

Uit die latere gang van sake is dit baie duidelik dat Moilostat aanvanklik as 'n dorp vir Marico bestem was, maar wanneer in aanmerking geneem word dat die besluit melding maak van „de **zendelings plaats"** geleë **„aan** Klyn Marico", dan kom die vraag onwillekeurig na vore of die destydse „voordrag" van Viljoen omtrent die sendelingsplaas nie eerder betrekking gehad het op die Mosega-sendingstasie wat as „Zendelingspost" aan H. Engelbrecht toegeken is, of op die teenswoordige plaas, Zendelingsplaats Nr. 102, ook geleë aan die Klein-Maricorivier en aan die oostekant van Nooitgedacht Nr. 100. Wanneer hierdie vraag beslis word, moet ook in gedagte gehou word dat die sendingstasie van eerw. Inglis in daardie jare as Matebe bekend gestaan het en dié van eerw. Roger Edwards as Mabotsa, reeds in 1843 gestig deur David Livingstone en Edwards, terwyl albei in die omgewing van die teenswoordige dorp Zeerust geleë was. Dit is ook bekend dat eerw. Inglis omstreeks 1849 'n sendingstasie onder 'n aantal Hurutshe op Wilgeboomspruit gestig het.

Sover my kennis strek, was daar tot laat in die vyftiger jare geen vertoë vir die stigting van 'n dorp in Marico nie. 'n Faktor wat egter bygedra het tot die ontsaan van 'n behoefte aan 'n dorp in daardie geweste was die groot afstand wat Marico van Potchefstroom verwyder was. Wanneer die produkte van die boerdery en die jag na die mark gebring, sake met die landdroskantoor afgehandel en somtyds ook van sommige kerklike voorregte gebruik gemaak moes word, moes inwoners van Marico noodgedwonge die lang reise na Potchefstroom onderneem.

Toe die gebied van Marico en Malopo in November 1857 van Potchefstroom afgesny en onder Rustenburg geplaas is, was daar dadelik ernstige en volgehoue ontevredenheid by die burgers van Marico en is memories in Desember 1857 en daarna ingedien waarin gevra is dat Marico en Malopo weer na Potchefstroom teruggeplaas moet word en dat die Elandsrivier, wat reeds deur komdt.-genl. Andries Pretorius as distrikslyn tussen Potchefstroom en Rustenburg vasgestel was, moes bly bestaan. Na baie onaangenaamheid, wat ook veldkornet Viljoen persoonlik getref het, is Klein-Marico na verloop van twee jaar weer onder Potchefstroom geplaas.

**Pogings tot stigting van 'n dorp op Nooitgedacht Nr. 100.**

Intussen het die behoefte aan 'n eie dorp in Marico op die voorgrond begin kom en sterker geword en het dit daartoe gelei dat Lucas Marthinus Swart sy plaas Nooitgedacht Nr. 100 vermoedelik in 1857 of vroeg in 1858 in erwe laat opmeet het.

Uit 'n brief wat D. J. Coetzee, die stigter van Zeerust, op 15 Februarie 1858 aan president Pretorius geskrywe het in verband met die stiging van 'n dorp in Marico, en ook uit 'n advertensie wat in die Staats Courant van 7 Mei 1858 verskyn het, blyk dit dat die plaas Nooitgedacht van L. M. Swart — tans Nr. 100 en geleë suid van Enselsberg, oos van Doornrivier Nr. 98 en aan die Klein-Maricorivier — nie lank voor daardie datum nie vir die eienaar deur die inspekteurs van die distrik in erwe opgemeet is, heelwaarskynlik deur provisie-veldkornet D. L. Botha van Weltevreden Nr. 267 en Ph. T. van Staden.

Diederik Coetzee het toe die plaas Nooitgedacht van Swart gekoop „met de voorwaarden om het tot een Dorp te maak." In die brief vra hy dus toestemming van die president om Nooitgedacht tot 'n dorp te verklaar en die opgemete erwe vir die doel te verkoop. Hy bied aan om soveel grond as wat nodig is vir regeringsdoeleindes gratis aan die regering te gee, naamlik erwe vir 'n kantoor, 'n tronk **en vir 'n Kerk en pastorie**. Hy skrywe verder dat hy met verskillende persone oor die voorgenome dorpstigting gepraat het en hulle was daarmee tevrede aangesien die sendelingsplaas wat in 1849 vir die doel van 'n dorpstigting uitgehou is, nie binne afsienbare tyd vir dié doel gebruik sou kon word nie „want ik beschouwe het maar moeyelyk om die Kaffer te verplaas." Die stigting van 'n dorp was volgens sy sienswyse ook gewens en in die belang van die omgewing want vir die arm mense was daar geen verdienste nie en deur die handel op die dorp sou die regering ook voordeel trek.



Komdt. Jan Viljoen.

Hy was blykbaar baie seker dat die regering sy voorstel tot dorpstigting sou goedkeur want op dieselfde dag — 15 Februarie 1858 — het hy 'n advertensie vir die Staats Courant opgestel wat in die uitgawe van 7 Mei 1858 verskyn het.

In die advertensie maak Coetzee bekend dat hy sy plaas Nooitgedacht in die „bloeijende en toenemende" distrik Klein-Marico as 'n dorp uitgelê het. In April sou erwe teen redelike pryse uit die hand verkoop word terwyl die res van die erwe in Mei op 'n publieke veiling van die hand gesit sou word. Op daardie stadium was daar reeds 80 watererwe en 'n aantal droë erwe opgemeet. Elke erfeienaar sou geregtig wees om 'n span osse en vyf melkkoeie op die dorp aan te hou.

Op 30 Maart 1858 het die Goewermentsekretaris aan Coetzee 'n antwoord gestuur op sy versoek vir 'n dorpstigting en gemeld „dat terwyl gy voor het gouvernement erven hebt uitgehouden ter beschikking voor publieke gebouwen en **voor een Kerk** en eene school", die versoek deur die regering toegestaan is.

Vir een of ander onbekende rede het van hierdie eerste daadwerklike poging tot dorpstigting in Marico egter niks tereggekom nie. Aangesien daar in 1875 nog 'n verwysing was na die plaas van Lucas Mathinus Swart, Nooitgedacht by die „berg van Zeerust", mag dit wees dat die plaas weer in die besit van Swart gekom het nadat die dorpstigting nie werklikheid geword het nie.

**Gerugte oor die stigting van 'n dorp op Uitvlugt.**

In Maart 1859 het Diederik Coetzee aan president Pretorius geskrywe dat hy 'n gerug hoor „dat hier (in Marico) eenige personen is die de plaats van de Heer H. Kloete opgegeven heeft tot een Dorp en dat Zyn HoogEdele het aangenomen heef." Coetzee het geskrywe dat as die gerug waar sou wees dat die plaas van Cloete 'n dorp sou word, sou al die plase onder aan die afloop van Cloete moet verval want die plase moes almal met die nagwater natgelei word. Op daardie stadium kon hyself sy lande reeds nie besproei as hy nie oor die nagwater beskik nie. So ook sou die ander plase nie kon bestaan as Cloete nie die nagwater laat afloop nie. Coetzee vra dus 'n ondersoek ter plaatse om vas te stel of die onderste plase sou kon bestaan as die water elke dag bokant die plase weggekeer word.

Die interessante vraag wat hier na vore kom is die kwessie van die ligging van die plase van sowel Cloete as van Coetzee. In November 1859, toe die testament van Johannes Hendrik Cloete en sy vrou opgestel is, het die egpaar „op de plaats Uitvlugt, by Klein Marico" gewoon en die onderste plase wat vermoedelik hier in die gedrang gekom het, was Vergenoegd Nr. 274, De Rust Nr. 273 en Kameeldoorn Nr. 271. Met gebruikmaking van verskillende verwysings is dit moontlik om die

Links: Komdt. Jan Viljoen wat vanaf die veertiger tot in die sewentiger jare van die vorige eeu 'n belangrike leiersrol in Marico en in Transvaal gespeel het.

afleiding te maak dat Diederik J. Coetzee destyds op Kameeldoorn woonagtig was. Die stigting van 'n dorp op Uitvlugt sou sy boerdery-aktiwiteite dus nadelig getref het en daarom het hy die vrymoedigheid gehad om teen die voorgenome dorpstigting te protesteer.

Vermoedelik was die stigting van 'n dorp op die plaas Uitvlugt van J. H. Cloete in die begin van 1859 net 'n gerug want so 'n versoek is nooit tot die regering gerig nie.

**Vertoë tot die stigting van 'n dorp op Moilostat.**

By geleentheid van 'n kerkviering van die Nederduitsch Hervormde Gemeente in November 1859 op die plaas Buffelshoek Nr. 301 van Lodewyk A. J. Slabbert, het die kerkgangers onder leiding van veldkornet Diederik J. Coetzee en provisie-veldkornet J. J. Snyman die handtekeninge van meer as 70 inwoners van Klein- en Groot-Marico gekry vir 'n memorie in verband met die verkryging van 'n dorp en kerkplek in Marico, opgestel in die handskrif van veldkornet Coetzee.

Die groot aantal verteenwoordigende memorialiste het op 3 Desember 1859 die Regering versoek om in die Marico-distrik 'n dorp aan te lê en wel op „de plaats van Mooila of Eijngliesstat, die vroeger (in 1849) door wylen de Kommandant Generaal A. Pretorius voor dié eynde is uitgehouwden." Hieruit is dit baie duidelik dat Matebe, die sendingstasie van eerw. Inglis, op 'n sekere stadium by Moilostat geleë was.

Die kerkgangers van die Marico-buitewyk van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom het in die eerste plek behoefte gehad aan 'n kerkgebou op 'n dorpserf waarvan die gemeente eiendomsreg kon kry en daarom word die versoek tot dorpstigting op die volgende wyse gemotiveer: **„daar wy ook een Kerk begeer en dat wy dan soo een Kerk op vaste grond kan bouwen** en dat het te ver is naar Mooirivier **soodat hier vele is die begeren om in de Kerk te komen maar nu** wegens de gebrek aan ossen en paarden **kom wy schaars een maal in het jaar op Mooirivier** en dan **somwyls ook nog niet in de Kerk."** Verder was hulle ook van opinie dat die dorp ook tot groot nut en voordeel vir die regering en vir die „inwoners van deze kontry" sou wees. Hulle het verlang dat die sendeling wat by Moilo gevestig was, vergoed sou word vir die verbeterings wat aangebring is en dat aan Moilo 'n ander plaas — byvoorbeeld Moselilie se stat „in de Baster Pad" — waarop sy stam 'n bestaan kon maak, in ruil vir Moilostat gegee word. Moseliliestat sou vir 'n skoolplaas geskik wees „en ook in de nabyheid van de dorp tot een verdienste voor de kaffers."

Indien daar voor 1859 daadwerklike pogings aangewend was om 'n dorp op Moilostat, die eertydse sendelingsplaas wat deur die Volksraad in 1849 as dorp bestem is, te stig, sou dit in daardie jare sonder veel moeite kon geskied het, maar na die aankoms en vestiging van eerw. Ferdinand Zimmermann van die Hermannsburgse Sendinggenootskap op Moilostat aan die begin van 1859, was die geleentheid verspeel en sou dit steeds moeiliker word om die naturelle vandaar te verskuiwe en die terrein vir 'n blanke dorp in gebruik te neem.

In 'n brief wat eerw. Zimmermann op 28 November 1859 vanaf Linokana — die naam wat hyself aan Moilostat gegee het — aan pres. Pretorius geskrywe het, maak hy melding van die vordering met die verkondiging van die Evangelie en dat die groot, nuwe woonhuis wat hulle gebou het, in Oktober gereed gekom het, dat hulle die lande van die ou sendingstasie weer skoongemaak het, dat hulle geploeg, bome en lanings geplant, nuwe watervore gemaak en gesaai het en dat hulle op daardie stadium reeds die eerste koring geoes het, wat egter net vir saad gebruik gaan word.

Juis op daardie stadium was die twee veldkornette, Coetzee en Snyman, besig om die memorie wat vir die stigting van 'n dorp op „de plaats van Mooila of Eijngliesstat" gepetisioneer het, rond te neem vir ondertekening en daarom het eerw. Zimmermann as volg oor die voorgenome dorpstigting geskrywe: „Ik hoor hier alle tyd, hoe vele menschen in Marico wenschen hier op deze plaats een dorp aan te leggen, maar ik vertrouw ZHEdl. die natie uit hare goede beginsel en vruchten van moide en aanlegging van zaailand enz. niet te laten uitgoeijen . . . Ook Moiloe's vertrouwen staat op ZHEd en de WelEd H Jan Viljoen, dien hy met waaren liefde aanhangt als eenen man van vrede en goedheid . . . "

Volgens 'n tweede memorie, opgestel deur veldkornet Coetzee en onderteken deur 120 inwoners van Marico en 24 Julie 1863 gedateer, blyk dit dat die regering op die eerste memorie van Desember 1859 gunstig gereageer en besluit het om die plaas van Moilo, wat vroeër deur die Volksraad vir 'n dorp uitgehou is, as sodanig te erken, „maar toen door de toestand der zaken in de Republiek is niet tot een uitvoerent gebrag." Die „toestand der zaken" verwys na die jarelange onderlinge twis en stryd wat die Republiek destyds geteister het.

Dan word in die tweede memorie die belange van die Nederduitsch Hervormde Gemeente weer sterk op die voorgrond gebring deur die volgende belangrike motivering: „ten ander daar de gemynten van deze distrik zoo groot is dat met Kerkdagen hier geen huis te krygen is daar de gemynten behoorlyk kan ingaan dat een groot gedeelte buiten moet staan zoo dat wanneer de Dorp uitgegefen wort wy dan aldaar een gebouw kunt maak op dat een ider moog onder het gehoor van de Leeraar moog zyn om het aan te hooren en dat wanneer alhier Kerk zal zyn de Kerkraden niet nodig heef om een Kerk Plaats te zoeken."

Die memorialiste het verder beweer dat die sendeling heeltemal gewillig was om die sendingstasie af te gee en hy sou sy woning verskuiwe Vir die naturelle sou 'n ander plaas uitgesoek word.

Diakens H. J. Coetzee en H. L. Joubert was, onder andere, onder die groot aantal inwoners van Marico wat die memorie onderteken het.

Intussen het die jarelange burgerwoelinge in die Republiek nog steeds voortgeduur en eers met die oorwinning van die Staatsleer oor die Volksleer naby Brits in Januarie 1864 — waar komdt. Jan Viljoen en baie burgers

van Marico aan die verloorkant was — kon aandag opnuut aan die stigting van 'n dorp in Marico gegee word. Op daardie stadium het die stigting van 'n dorp op Moilostat binne sig gekom.

Op 28 Mei 1864 het eerw. C. Hohls, Hoof van die Hermannsburgse Sendinggenootskap aan pres. Pretorius geskrywe dat hy so pas by Litiyana by Moiloestat aangekom het en aangesien hy by sy aankoms verneem het „dat er hier een Stadt zal aangelegd worden en niet weetende of het waar is, of het maar een gerucht is", vra hy dat die President hom asseblief in kennis moet stel of die regering wel so 'n voorneme het. Hy deel verder mee dat die voorneme bestaan om op die sendingstasie te bou, maar indien die regering daar 'n dorp wil bou, sou die Genootskap nie graag onnodige koste wil aangaan nie aangesien die sendingstasie in daardie geval tog nie daar kon bly nie. Eerw. Jensen, die plaaslike sendeling, sal in so 'n geval nie met enige uitbreidings kan begin nie en daarom het hy gevra om so gou moontlik van die regering se voornemens in kennis gestel te word.

Nadat Diederik Coetzee in die eerste helfte van 1864 as veldkornet vir Klein-Marico herkies is, het hy in Julie 1864 sekere besware onder die aandag van die Staatspresident gebring wat hom verhinder het om weer die ampseed af te lê. Een daarvan was die aandrang van die inwoners van Marico „om de Dorp alhier uit te kryg" en dat hy nog niks van die voorneme van die regering verneem het nie tenspyte van die feit dat hyself reeds so baie moeite in hierdie verband gedoen en verskillende memories aan die regering gerig het. Die inwoners is ook balhorig om aan bevele gehoor te gee „omrede de kaffers de groote voorreg heb en de inwoners onstoken blyf van een Kerk alhier en vele die geen gront heef die dan op de Dorp kan gront kryg." In sy brief vra veldkornet Coetzee dus optrede in verband met die versoek van die inwoners van Marico tot dorpstigting sodat die burgers tevrede gestel kan word.

In Oktober 1864 verneem ons vir die eerste keer die standpunt van kommandant Jan Viljoen oor die stigting van 'n dorp ofskoon sy naam op sommige van die memories oor die dorpstigting tot op daardie stadium voorkom. In een van sy briewe aan president Pretorius skrywe hy dat hy verheug is oor die aanstaande besoek van die President en die Uitvoerende Raad aan Marico aangesien daar baie plaaslike sake is waaran die President sy aandag moet gee, blykbaar ook aan die kwessie van dorpstigting wat met die tyd steeds aktueler geword het.

Op 21 Okober het hy voor sy vertrek op 'n jag- en handelstog na „Kafferland" weer 'n keer aan die President geskrywe en onder andere gesê dat hy verneem het dat 'n groot gedeelte van die publiek van Marico aandring op die stigting van 'n dorp op die terrein van Moilo se stat. Dan volg die veelseggende opmerking: „Maar ik hoop Zyn Edele sal met die saak voorsigtig wezen en niet te haastig weezen om Uwe toestemming in deze zaak te geven omreede dat wy de Kaffers daar door alle op een hoop verzameld." Daar was ook ander oorwegings waarom hy teen die jarelange voorneme en vorige besluit was, maar dié redes, het hy



President M. W. Pretorius.

geskrywe, sou hy privaat met die President bespreek. Bygevolg sal die „ander oorwegings" van Jan Viljoen nooit bekend word nie. Opmerklik is dat Viljoen in 1868 van standpunt verander het want in daardie jaar het hy sy eie plaas Vergenoegd vir 'n dorp aangebied in ruil vir Moilostat!

Tydens die presidentskap van M. W. Pretorius het dit gebruiklik geword dat die President en sy Uitvoerende Raad deur die Republiek gereis het en vergaderings van die Uitvoerende Raad op verskillende plekke gehou is waar die plaaslike belange van die distrik dan deeglike aandag gekry het.

Die eerste besoek van die Uitvoerende Raad aan Marico het in Januarie 1865 plaasgevind. Die President en Uitvoerende Raad is op 24 Januarie 1865 amptelik deur komdt. Jan Viljoen en veldkornet Diederik Coetzee namens die inwoners van Marico op Vergenoegd die woonplaas van komdt. Viljoen verwelkom.

In die verwelkomingsadres is, onder andere, verwys na die „vele onvergenogheden" wat in die vorige drie of vier jaar onder die inwoners voorgeval en tot ernstige tweedrag en twis gelei het. Daar het byvoorbeeld probleme ontstaan na aanleiding van die verkiesing en ontslag van C. H. en D. J. Coetzee as veldkornet en daarom het D. J. Coetzee aansoek vir sy ontslag gedoen. Daarbenewens het hy ook ander redes vir sy aansoek om ontslag genoem, soos sy sieklikheid, die aanstote en beledigings wat hy moes verduur en die memories wat oor sy veldkornetskap na die Regering gestuur is. Dan noem hy ook die kwessie van die dorpstigting: „Ook is my wens en begeerte te mogen weten door aandryven van de inwoners alhier die voor enige jaren een Memorie heef ingezonden by de Hoog Edele Uitvoerende Raad ofer de dorp alhier en daarop nog geen antwoord heb ontvangen."

Op daardie stadium was die Uitvoerende Raad blykbaar alleen bereid om die dorp op die terrein van Moilostat aan te lê as die volle samewerking van kapt. Moilo en sy stam verkry kon word en in hierdie verband is sekere plase in Groot-Marico aan kapt. Moilo in ruil aangebied vir die plaas in Klein-Marico waarop sy stat en die eertydse sendingstasie van eerw. Inglis geleë was.

Intussen het die onderhandelings met kapt. Moilo voortgegaan. Op 31 Mei 1865 het eerw. T. Jensen, sendeling by Moilo, aan president Pretorius geskrywe dat hy met sy tuiskoms van Potchefstroom in verskeie gesprekke met Moilo, probeer het „om zyne vooroordeelen tegen het aanleggen van een dorp hier op deze plaats weg te nemen" deur die voordele daarvan in die helderste kleure te skilder. Alles was egter tevergeefs en kapt. Moilo se besliste antwoord was dat indien president Pretorius sou besluit om op Moilostat 'n dorp te stig, hy nie daar sou bly nie maar 'n ander plaas ver weg van Marico sou soek, soos hy ook persoonlik in Januarie aan die President in Marico meegedeel het. Kapt. Moilo het ook geweier om die plase wat hom in Groot-Marico aangebied is, uit te soek.

Die Uitvoerende Raad kon dus nie daarin slaag om die samewerking van kapt. Moilo vir die dorpstigting op Moilostat te verkry nie en kort daarna het die President eerw. Jensen gevra om met betrekking tot die dorp aan Moilo te sê „dat wanneer hy daar tegen is, ik de dorp niet zal aanleggen."

Omdat die medewerking van kapt. Moilo dus nie verkry kon word nie, het daar van die Volksraadsbesluit van 1849 om mettertyd op die sendelingsplaas 'n dorp uit te lê niks tereggekom nie, tenspyte van die jarelange en feitlik eenparige aandrang van die blanke inwoners van Marico dat die besluite van 1849 en daarna uitgevoer moes word. Dit is opmerklik dat na die abortiewe poging tot dorpstigting deur Swart en Coetzee op Nooitgedacht in 1858, en die gerug van 'n dorpstigting deur J. H. Cloete op Uitvlugt in 1859, al die pogings daarna toegespits was op die verkryging van Moilostat as die terrein vir 'n dorp in Marico.

**Die oorlye van Casper Hendrik Coetzee.**

Intussen het Casper Hendrik Coetzee, die eienaar van 15 plase in Marico, waaronder Hazenjagt, op 27 Mei 1865 te sterwe gekom, juis op die tydstip toe finaal besluit is dat Moilostat nie meer vir die aanleg van 'n dorp in Marico gebruik sou word nie. Hierdie twee gebeurtenisse in Mei en Junie 1865 sou 'n dramatiese wending aan die kwessie van die stigting van 'n dorp in Marico teweegbring en sou die dorp, na al die jare van wag en pleit, binne twee jaar 'n werklikheid word.

Ten tye van sy dood op 27 Mei 1865 op Hazenjagt was Casper Hendrik Coetzee die eienaar van 15 plase in Marico, naamlik een eiendomsplaas, Hazenjagt, en 14 leningsplase, waaronder Kleinmaricospoort en Kalkdam. Die boedel was 24,000 riksdalers (R3,600.00) verskuldig aan diverse skuld-

eisers en vir die vereffening van dié skuld is die plase Hazenjagt, Kleinmaricospoort en Kalkdam, benewens 'n bokwa en vier muile uitgehou. Om die skuld te dek, het die eksekuteure, C. G. en H. J. Coetzee, die drie plase vir 22,000 riksdalers tesame met die bokwa en die vier muile vir 2,000 riksdalers verkoop aan Diederik Jacobus Coetzee, die bekende veldkornet van Marico, wat getroud was met 'n suster van wyle C. H. Coetzee.

Die inventaris en staat van die verdeling van die boedel is op 18 Junie 1866 op Kameeldoorn deur die twee eksekuteurs opgemaak, terwyl die memorandum van die koop van die drie plase en die bokwa en die vier muile deur D. J. Coetzee op 19 Junie 1866 opgestel is. Die drie plase is met ander woorde op 19 Junie 1866 aan D. J. Coetzee uit die hand verkoop en van toe af was hy eienaar van Hazenjagt wat in die memorandum vir die eerste keer met die nuwe naam „Hasia" aangedui word.

Die verkoping van die plase aan sy swaer, D. J. Coetzee, was voor sy dood spesiaal deur die testateur versoek, aangesien dit sy begeerte was dat die boedel nie verkoop nie maar verdeel moes word en vir daardie doel is 'n spesiale klousule in die testament bygevoeg.

In verband met die oorlye van Casper Coetzee op 27 Mei 1865 het Diederik Coetzee op 3 Junie 1865, nadat hy op 1 Junie van 'n sending tuisgekom het, as volg aan landdros C. J. Bodenstein van Potchefstroom geskrywe: „Ook moet ik UE melden dat ik in een treurige toestand tehuis is gekom daar myn swager Casper Coetzee oferleden is — by zyne volle zin en verstant dat hy agt dagen voor zyn doot gezeg heef dat hy zou sterf en heeft altoos gaande geblyfen en heeft alles gezeg en beschryven wat moet gedaan wort met zyn nablyfende, ook heeft hy alle bekende laat roep en eers gegroet en die hy enigsins iets tegen heef ook laat kom en heef zyn hart uitgepraat tog was zyn verlangste nog om myn te zien maar zyn doot en heef altoos de vertrouhentyd gehad als hy myn zien dat hy zou reg wort hy is naar myn huisvrou te voet gegaan en op de weg is hy bezwyken en enige uren daarna is hy doot."

Hierdie beskrywing van die laaste dae en ure van Casper Hendrik Coetzee sou 'n paslike grafskrif kon wees op 'n grafmonument vir C. H. Coetzee, die eertydse eienaar van Hazenjagt, wie se dood in Mei 1865 die stigting van 'n dorp op sy woonplaas moontlik gemaak het en na wie Zeerust vernoem is.

**Veldkornet Diederik Coetzee word die „aanlegger van het Dorp Zeerust".**

Nadat die eiendomme Hazenjagt, Kleinmaricospoort en Kalkdam op 19 Junie 1866 in besit van Diederik Coetzee gekom het, het hy dadelik werk begin maak om 'n dorp op sy plaas Hazenjagt gestig te kry. Op 30 Julie 1866 het hy in 'n memorie wat hy gerig het „aan het geachte publiek van Marico", die volgende gesê: „Ik Diederik Jacobus Coetzee, ziende de noodzaaklikheid van een Dorp, voor onzen handel, Kerk en school en nademaal wy geen dorp door ons geacht Gouverment hebben kunnen verkregen zoo wil ik de plaats Hazenjagt met voldoent weyveld voor het

dorpsvee, uitgeven **en ook zal ik een lap grond present doen aan de Nederduitsche Hervormde Kerk,** en ook een lap grond voor eenen markt en Kantoor. Nu vraag ik U mynen mede burgers of U met my hierin overeenstemmen."

Eenhonderd en vier burgers van Marico het met hul handtekeninge instemming betuig met die voorneme van veldkornet Diederik Coetzee. Dit is opmerklik dat die name van die plaaslike kerkraadslede van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom bo-aan die lys van ondertekenaars verskyn, te wete ouderlinge Gert C. Snyman en F. J. Joubert, en diakens H. L. Joubert, H. J. Coetzee en F. du Toit. Ook in die verdere verloop van die dorpstigting — soos trouens ook met die eerste pogings in hierdie verband — was daar 'n besondere noue verband tussen die stigting van die dorp en die bevordering van die belange van die plaaslike gemeente.

Die 104 name is waarskynlik in die loop van Augustus 1866 verkry want op 27 Augustus het Coetzee die memorie saam met die volgende brief aan president Pretorius geskrywe: „Hiermee maak ik U Hoog Edele bekent dat ik de Plaats van myn oferleden swager, C. Coetzee gekog heef en is by de mening de helfte tot een dorp uit te gefen." Verder skrywe hy dat hy die memorie stuur wat deur 'n groot gedeelte van die inwoners van die wyk onderteken is, terwyl die meeste van diegene wat die memorie nie onderteken het nie, ook tevrede is met sy voornemens. Hy spreek verder die hoop uit dat die Uitvoerende Raad sy toestemming sal gee **„opdat wy eens hier een Kerk moog krygen"**, en die burgers daardeur tevrede gestel mag word, want as die Regering nie toestemming tot die stigting van die dorp gee nie, sal die burgers weer opnuut daarop aandring om die stat van Moilo vir 'n dorp te mag hê, „en nu ziet ik swarigheid", skrywe hy verder, „daar de Kaffers hun stat verbouwd heef en ook een groot Kerk al klaar heef." Coetzee het in sy brief verder gevra dat die President sy persoonlike aandag aan die saak moet gee sodat die burgers tevrede gestel kan word „want **het is zeker dat hier een Dorp moet aangeleg word en die Plaats is er geschik (voor) en is op de geschikste plek in Marico."** Baie mense, verseker hy, staan gereed om erwe te koop en hy is daarvan oortuig dat die dorp spoedig bewoon sal word. Dan beklemtoon hy weer 'n keer opnuut die belange van die Kerk en vra om voor 1 Oktober 1866 antwoord van die Regering te mag kry, want „dan", skrywe hy ten slotte, „zal hier Kerk wees door Van der Hoff en dan is de menschen van plan om ofer de Kerk te werk om een aanvang te nemen met Bouwen . . . "

Op dieselfde dag, 27 Augustus 1866, het hy ook aan die President en Uitvoerende Raad sy planne vir die stigting van die dorp verduidelik: Hy gee sy voornemens te kenne om 'n dorp te stig op die plaas Hasia wat hy vir dié doel van sy swaer, C. H. Coetzee gekoop het. Die inwoners dring ook aan op die spoedige stigting van 'n dorp ten einde „aan een Kerk te beginnen."

Links: Diederik Jacobus Coetzee, die „Aanlegger van Zeerust".

J. Matthijsen
C. A. Lindijk
J. H. graaf
J. H. viljoen. d, zoon
P. H. viljoen
M. W. viljoen
J. P. Erasmus
J. F. G. du toit
C. Coyle
W. Vanzyl
G. J. Roos
M. J. Benadie
C Duplessis
J J Benadie
D Benadie
J J Roos
J. C. Coetzee
Matijs vanzijl
P. H. Coetzee
J. L. Roos
J. W. Duplessis
H. J. Coetzee
J. H. Binadie
W. C. Schwan

H. Koertsen
C. A. Schwan

Memorie vir die stigting van 'n dorp in Marico, Julie 1866, onderteken deur 'n groot aantal van die destydse bekende inwoners van Marico.

Diederik Coetzee wou die dorp onder die volgende voorwaardes uitgee: 1) onder de wetten en toezig van den gouferments amttenaars; 2) **om een lap gront aan de Nederduits Herformde Kerk present te gefen binnen de ring muur (die) alhier is geboud**; 3) een lap gront voor Mark en Kantoor en ander gouferments gebouwen tot een geschenk aan die gouferment; 4) dat waar eers geen landros zal nodig wees als alleen een Vrederegter of zoo als de Regering zal goet viinden; 5) zal ik een stuk veld van myn woon plaats en ook een stuk van een ander plaats gelegen aan die dorp bygefen tot voldoenend wyveld voor de Dorpsvee . . . "

Hy vra weer 'n keer antwoord voor 1 Oktober „voor de Kerk alhier in Marico zal gehouden worden."

Die formele besluit en antwoord van die Regering aan Coetzee kon nie opgespoor word nie, maar op 29 Junie 1868 is 'n besluit van die Uitvoerende Raad geneem na aanleiding van die versoek van J. W. Viljoen, gedateer 5 November 1867, om sy plaas Vergenoegd vir die stigting van 'n dorp te neem in ruil vir Moilostat terwyl Moilo self deur hom oorreed sal word om te verhuis na die ou stat van Mosilela, wat op daardie stadium onbewoon was. Viljoen het betoog dat wanneer sy plaas as dorp geneem sou word in die plek van Moilostat, die dorp op Vergenoegd dan nie op die uiteinde van die distrik tot stand sou kom nie en dat op sy woonplaas „goede, hechte en sterke gebouwen staan geschikt voor Kerk, Pastorie en Kantoren desvereischt."

Die Uitvoerende Raad het op 29 Januarie 1868 besluit dat „aangezien reeds door den Heer D. Coetzee aanzoek gedaan is om een dorp aan te leggen, kan de Uitvoerende Raad van het voorstel van den Heer Jan Viljoen geen gebruik maken."

Hieruit kan afgelei word dat die aansoek van Diederik Coetzee van 27 Augustus 1866 goedgekeur is, of so nie, in Januarie 1868 op die punt gestaan het om goedgekeur te word.

Dit is nie bekend of Coetzee voor die kerkviering van Oktober 1866 in Marico of selfs daarna enige formele antwoord van die Uitvoerende Raad ontvang het nie. Hy was egter iemand met inisiatief en deursettingsvermoë en in die loop van Oktober en November 1866, het hy onverwyld die nodige reëlings vir die uitleg van 'n dorp in Marico getref.

Op 30 November 1866 het hy 'n advertensie oor die nuwe dorp wat gestig gaan word, opgestel wat in die loop van Desember in die Transvaal Argus verskyn het. In die advertensie word die nuwe dorp „Ceres" en sy plaas ook foutiewelik „Stasia" in plaas van „Hasia" genoem. Die advertensie het as volg gelui: „De ondergetekende maakt by deze bekend dat hy voornemens is zyne welbekende plaats „Stasia" (bedoel word „Hasia") gelegen in Klein-Marico, de beste en vruchtbaarste streek van de Transvaalsche Republiek tot erven te laten opmeten, en de helft daarvan te laten verkoopen. Bogenoemde plaats is geschikt voor koffy, katoen, vlas, enz. — in de nabyheid bevinde zich vele mineralen zoals koper, yzer en lood en ook verwstoffen, tevens is er overvloed van water en brandhout, dezelve is gezond voor groot- en kleinvee, en bovendien eene zeer ge-

schikte handelsplek" Meer informasie oor die dorp wat gestig sou word, kon van die handelaar, A. Forssman van Potchefstroom of van Diederik Coetzee self verky word.

'n Nuwe advertensie is op 28 Januarie 1867 deur Coetzee opgestel wat vanaf 31 Januarie in Hollands en Engels in die Transvaal Argus verskyn en as volg gelui het:

**Nieuwe Dorp Zeerust in Marico.**

By gelegenheid van de Monstermarkt op 20 Maart aanstaande te Potchefstroom zal de ondergetekende publiek doen verkoopen een Honderd Erven in het onlangs aangelegde fraaije Dorp Zeerust, zynde een deel van de vroegere woonplaats van wylen de Heer Casper Coetzee, nu het eigendom van den ondergetekende.

Alle gronden in Marico zyn byzonder geschicht voor Koffy, Suiker, Katoen enz. terwyl de voornaamste mineralen daar worden gevonden; bovendien ligt dit dorp in de nabyheid van ryke Kafferstammen, die in vrede leven en een grooten handel dryven in ivoor, vogelstruisveeren, enz. zoodat nu een der beste speculatien wordt aangeboden.

Marico is overwaard om bezocht te worden; speculanten, die zulks mogten willen doen voor de verkooping, kunnen by die ondergeteekende of by de Heer A. Forssman te Potchefstroom nadere inlichtingen bekomen. Conditien zeer voordeelig. Plan van het dorp zal by de verkooping worden voorgelegd.

Marico, 28/1/1867. D. J. Coetzee."

Uit die twee advertensies kan afgelei word dat die eerste aantal erwe tussen 30 November 1866 en 28 Januarie 1867 opgemeet moes gewees het want in die eerste advertensie gee Coetzee sy voorneme te kenne om die erwe te laat opmeet en in die tweede advertensie bied hy 100 erwe „in het onlangs aangelegde fraaije Dorp Zeerust" te koop aan terwyl die plan van die nuwe dorp by die landbouskou op Potchefstroom ter insae sou lê. Die aanvanklike opmeting van Zeerust het dus waarskynlik in Januarie 1867 plaasgevind.

Die tentoonstelling waarna verwys is, en waartydens die erwe van Zeerust op 'n openbare veiling verkoop sou word, is op 20 Maart 1867 deur president M. W. Pretorius in die nuwe gebou van A Forssman, wat met vlae bewimpel was, geopen en was terloops ook die eerste tentoonstelling van landbou en veeteelt in Transvaal.

Tydens die tentoonstelling het nie alleen die eerste openbare verkoping van erwe van Zeerust op 20 Maart 1867 plaasgevind nie, maar het Diederik Coetzee, die dorpseienaar ook pryse vir sy produkte op die skou verower, naamlik pryse vir mielies en vir die beste span van agt muile.

**J. J. F. Roselt, opmeter van Zeerust.**

Terwyl daar voor en tydens die openbare veiling geen inligting oor die opmeter van Zeerust verstrek is nie, het daar op 18 Junie 1867 'n berig in die Transvaal Argus verskyn waarin vermeld is dat „our surveyor . . . Mr. Roselt is busy laying out the new village Zeerust in Marico, the

property of Mr. Diedr. Coetzee . . . " Vermoedelik was die landmeter, J. J. F. Roselt, op daardie stadium besig om nog meer erwe op te meet en is dit moontlik dat hy aan die begin van 1867 ook die eerste honderd erwe van Zeerust opgemeet het.

Mnr. Roselt wat in Augustus 1867 goewermentslandmeter van die Zuid-Afrikaansche Republiek geword het, was vir 13 jaar 'n bekende landmeter in Uitenhage waar hy in diens van die Afdelingsraad van Uitenhage en Alexandria was. In Desember 1866 het hy en sy gesin Uitenhage verlaat met die doel om hom as landmeter in die Republiek te vestig. Sy opmeting van Zeerust was vermoedelik een van die eerste opdragte wat hy na sy aankoms in Potchefstroom ontvang het.

**Die eerste paar jaar na die stigting van Zeerust.**

Oor die geskiedenis van die nuwe dorp Zeerust tydens die eerste paar jaar van sy bestaan, is daar weinig gegewens. Weliswaar het 'n paar Engelse handelaars hulle op die nuwe dorp gevestig, onder andere, Thos. G. Sephton en John E. Hutton, is 'n aantal erwe verkoop en het 'n aantal mense hulle op die dorp gevestig. Een van die belangrikste oorwegings vir die stigting van 'n dorp in Marico was egter die behoefte aan 'n permanente kerkplek waar 'n kerkgebou en pastorie opgerig kon word, en die bou van die Hervormde kerkgebou op Zeerust, wat kort na die stigting van die dorp 'n aanvang geneem het, was ongetwyfeld die belangrikste aktiwiteit op die nuwe dorp tydens die eerste jare van sy bestaan.

**Die oorname van Zeerust deur die regering.**

Diederik Coetzee het egter mettertyd sekere tekortkomings met betrekking tot die dorp agtergekom en daarom het hy op 27 April 1870 die volgende brief aan die President en Uitvoerende Raad geskrywe: „Daar ik het hoog nodig acht myn plaan voor U hoog Edele te leggen wegens die nieuwe Dorp door myn aangelegd te Marico onder den naam van Zeerust: 1. Zal U Hoog Edele de Generale Plaan zien op het Registrasie Kantoor te Pretoria door de Landmeter-generaal naagezien en goetgekeurd; 2. Is het myn uiterste wens en begeerte deze Dorp ofer te maak aan het gouvernement deze Republiek als het wettig Eygendom deze Republiek met alle regten en aanspraak het welk ik op die plaats gehaat heef met uitsondering van alle stukke gronden op het algemene Plan is afgemerk voor Kerk en Pastori en School en ook alle die in Erfen zyn afgemerk op het algemeene Plaan zal tot myn Eigendom blyfen tot de zelfe ten volle is verkog; 3. Wil ik ofermaak de volle plaats Hazea hetwelk nu de Dorp is

Links: Brief van Diederik Coetzee aan die President en Uitvoerende Raad, 27-8-1866, in verband met die stigting van 'n dorp op sy plaas „Hasia".

met een stuk grond van de plaats Kameelboom (blykbaar Kameeldoorn) en de plaats Klein Maricos Poort aan het Dorp zoo als door my zal aangewezen worden tot vry weiden voor het Dorpsvee; 4. Blyft het in het voorregt van het gouvernement om met het bruikbare gronden aan het Dorp liggende nog niet op het plaan is afgemerk voor gouvernements eynde te gebruiken; 5. Blyf ik nog in de voor Reg van Zefentien Erven die door de landmeter niet is opgemeten op het plan en door my is verkog door my te laat meeten als myn Eygendom te erkennen."

Afsluitend het hy ook gepleit vir die aanstelling van 'n landdros op Zeerust. Sy begeerte was om sodra die Regering sy voorstel aanvaar het, so spoedig moontlik aan die Goewerment vry transport te gee van al die grond wat hy as regeringseiendom afgestaan het vir die doeleindes van 'n kantoor, tronk en dorpskut.

**Die aanstelling van 'n Resident-Vrederegter vir Marico.**

Intussen het ongeveer eenhonderd stemgeregtigde burgers op 11 Februarie 1869 'n memorie aan die Uitvoerende Raad gestuur waarin betoog is dat Marico met sy dorp Zeerust met tussen 400 en 500 stemgeregtigde burgers nie meer soos vroeër deur 'n veldkornet bestuur kan word nie, dat die Potchefstroomse Hof van Landdros en Heemrade te ver van hulle verwyder was en dat hulle daarom aansoek doen vir die aanstelling van 'n Resident-Vrederegter.

Die Uitvoerende Raad het toe op 5 April 1869 besluit om die memorie na die Volksraad te verwys met die aanbeveling dat „een Wet zal worden gepasseerd den Staatspresident de magt gevenden om daar waar zulks noodig gevonden wordt Resident-Vrederegters aan te stellen."

Op 2 September 1869 het waarnemende veldkornet J. A. L. Montgomery weer 'n keer by die Staatspresident aangedring dat 'n Vrederegter „op of in de nabyheid van het nieuwe dorp Zeerust" aangestel moet word aangesien veldkornet H. P. Beukes in die oostelike deel van die wyk woonagtig was en dat hy daarom te ver weg van die westelike grens van die wyk woon en baie ongerief daardeur vir die burgers veroorsaak word.

Die Uitvoerende Raad het op 4 November 1869 besluit om die versoek van Montgomery te verwys na die Landdros van Potchefstroom met die opdrag om iemand as Vrederegter vir Marico voor te stel en terselfdertyd 'n ontwerpinstruksie vir dié amptenaar op te stel.

Nadat die Uitvoerende Raad besluit het dat 'n Vrederegter vir Marico aangestel mag word, het die burgers van Marico op 15 Desember 1869 die Uitvoerende Raad versoek om 'n Landdros in plaas van 'n Vrederegter vir hul wyk aan te stel, aangesien hulle, weens die groot afstand wat Marico van Potchefstroom verwyder was, dringende behoefte aan 'n landdroshof gehad het. Hulle het daarom gevra dat 'n verkiesing vir 'n Landdros so gou moontlik gereël moes word.

Van die aanstelling van 'n Landdros het daar op daardie stadium nog niks tereggekom nie maar volgens 'n Uitvoerende Raadsbesluit is daar gunstig gereageer op die reeds genoemde brief wat Coetzee op 27 April 1870 aan die Uitvoerende Raad oor Marico en die dorp Zeerust geskrywe het, in soverre dat die Staatspresident gemagtig is om 'n Resident-Vrederegter aan te stel teen 'n salaris van R90.00 per jaar. In uitvoering van die Uitvoerende Raadsbesluit is Marthinus Wilhelmus Dirk Morkel aangestel as die eerste Resident-Vrederegter vir die wyk Marico, insluitende wyk Boven Hartsrivier (Lichtenburg), vanaf 1 Augustus 1870. Sy ampseed het hy op 14 Julie 1870 afgelê.

Op 25 November 1870 het Diederik J. Coetzee hom as „aanlegger van het Dorp Zeerust" weer 'n keer deur middel van 'n memorie tot die President en die Uitvoerende Raad oor die belange van Zeerust gerig: „Daar ik duitelyk inzie, en de ervaring van alle andere aangelegte dorpen my overtuigen dat het belangen, nut en bloei van het dorp Zeerust noodig maken dat het dorp Zeerust het Eygendom van het Gouvernement der Zuid-Afrikaansche Republiek worde, zoo is het myn eerbiedig verzoek dat UHEd. het genemigen(sic) om my toe te laten het dorp Zeerust met die tot hetzelve toegekende gronden voor weiveld te transporteeren en over te maken als wettig Eigendom van het Gouvernement dezer Republiek, met uitzondering der gronden behoorende aan de Kerken en de Schoolen afgemerkt op het plan en alle Erfen geteekend op het plan als nog niet door my verkocht benevens alle Erfen en stukken gronden die reeds door my verkocht zyn en dat ik volgens de conditien van verkoop het regt en de magt behoude om nog 25 erfen te laten opmeten."

Een en twintig „grondbezitters en inwooners" van die dorp Zeerust het die memorie van Coetzee ondersteun in die oortuiging dat die dorp Zeerust nie tot bloei kon kom nie tensy die Regering die dorp volgens die voorstel van Coetzee oorneem nie. Ook het hulle versoek dat die owerheid 'n Landdros vir Zeerust moet aanstel, in belang van die inwoners en die regering.

Op 7 Julie 1871 het die Uitvoerende Raad vervolgens besluit om die Registrateur van Aktes te magtig „genoemd transport te verleenen wanneer het den Registrateur van Acten gebleken is dat het Gouvt. genoegzaam gronden en erven aldaar zal krygen uit welke verkoop een kantoor en tronk kan worden gebouwd . . . " Verder is besluit dat die kwessie van die benoeming van 'n Landdros aan die Volksraad voorgelê sou word.

**Die aanstelling van 'n eerste Landdros vir Zeerust.**

Die Volksraad het op 30 Oktober 1871 besluit dat 'n Landdros vir Marico aangestel mag word en op 20 Desember 1871 het die Uitvoerende Raad, na aanleiding van vertoë deur die burgers van Marico besluit om D. J. Coetzee en J. A. L. Montgomery as kandidate te stel en 'n verkiesing vir 'n Landdros uit te skrywe.

Intussen het in die Staats Courant van 27 Februarie 1872 'n proklamasie verskyn, onderteken deur fungerende staatspresident D. J. Erasmus op 24 Februarie, waarin ooreenkomstig Volksraadsbesluit Nr. 238 van 30 Oktober 1871 met advies en goedkeuring van die Uitvoerende Raad besluit is om twee nuwe distrikte, naamlik Nazareth (Middelburg) en Marico op te rig. Marico sou voorlopig bestaan uit die veldkornetskappe van Boven Hartsrivier met H. A. Greeff as Veldkornet — hy was die stigter van Lichtenburg in 1873 — en Marico met H. P. Beukes as veldkornet. Albei veldkornetskappe het vroeër onder die distrik Potchefstroom geressorteer. Die buitelyne van die veldkornetskappe sou voorlopig die buitelyne van die nuwe distrik uitmaak.



H. A. Greeff en eggenote. Hy was die veldkornet van die Boven Hartsrivier-wyk van die nuwe Marico-distrik, 1871; 'n gesiene burger van die Republiek; in die Nederduitsch Hervormde Gemeentes Potchefstroom en Marico (Zeerust) 'n bekende figuur en wie se wonderbaarlike gebedsverhoriing en die nakoming van 'n gelofte deur ds. J. C. de Vries uitvoerig beskrywe is. Veldkornet Greeff se naam sal ook steeds geassosieer bly met die stigting van Lichtenburg tydens die presidentskap van T. F. Burgers. Sy kinders, kleinkinders en agterkleinkinders het in die loop van die tyd die belange van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Wes-Transvaal bevorder.

In die verkiesing van 'n landdros vir Zeerust het Jacob Andries Louis Montgomery 133 stemme en Diederik Coetzee 67 stemme gekry. Montgomery is vervolgens in kennis gestel van sy verkiesing tot landdros van Zeerust en terselfdertyd versoek om so gou moontlik na Potchefstroom te gaan om daar as landdros beëdig te word. Hy het op 6 Julie 1872 sy amspeed as landdros op Potchefstroom afgelê en in dieselfde maand sy pligte as die eerste landdros van Zeerust aanvaar.

**Jacob Andries Louis Montgomery.**

Jacob Andries Louis Montgomery, wat die eer te beurt geval het om as eerste landdros van Zeerust verkies en beëdig te word, is in Januarie 1835 op Smithrivier in die distrik Cradock gebore as seun van John Montgomery en Susanna Jacoba van Zyl. In watter jaar die Montgomery-gesin na Marico verhuis het, is nie seker nie. Die eerste keer dat hy op die voorgrond gekom het, was toe hy in September 1869 in sy hoedanigheid as waarnemende veldkornet weer 'n keer by die Staatspresident aangedring het op die aanstelling van 'n Vrederegter op of in die nabyheid van die dorp Zeerust. Toe het hy op die plaas Uitkyk gewoon waar hy as boer 'n lewensbestaan gemaak het. In 1871 en die jaar daarna was hy volksraadslid vir Potchefstroom. Blykbaar het hy na sy aanvaarding van die landdrosskap nog op sy plaas bly woon aangesien hy daar op 2 Mei 1873 op die jeugdige ouderdom van 38 jaar 4 maande en 8 dae oorlede is. Sy gedeelte van Uitkyk het hy Montgomery's Hope genoem.

Landdros Montgomery is dus kort na sy bedanking as volksraadslid en binne die eerste jaar van sy landdrosskap oorlede. Ten tye van sy oorlye was sy enigste seun, John Henry, reeds mondig, maar sy enigste dogter, Johanna Maria, nog nie mondig nie. Hy was getroud met Elsje Susanna Robberts.

Uit die taksasie van sy boedel deur John E. Hutton en D. J. Coetzee blyk dit dat hy eienaar was van 'n plaas in Lydenburg, 'n burgerreg gehad het, 'n paar erwe op Zeerust besit het sowel as 'n gedeelte van die plaas „de eerst Uitkyk".

Sy seun, John Henry Montgomery, wat in 1844 gebore is, was getroud met Maria Isabella Coetzee, 'n dogter van Diederik Coetzee. By sy oorlye in die Johannesburgse Hospitaal op 15 Augustus 1914 is sy woonplek as Newlands, Johannesburg aangegee en sy beroep as „general prospector".

**John E. Hutton.**

John E. Hutton, wat saam met Thomas Sephton, een van die eerste sakemanne op Zeerust was en ook as een van die eerste heemrade aangestel is, het na die dood van Montgomery as waarnemende landdros gefungeer tot met sy aanstelling as volwaardige landdros op 27 Mei 1873.

Die aanstelling van 'n landdros en sy ampsaanvaarding in Julie 1872 het die wordingsjare van Zeerust afgesluit en terselfdertyd sy nuwe tydperk as volwaardige dorp ingelui. Wanneer in gedagte gehou word dat die kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust in

daardie jare voltooi en ingewy is en die gemeente op 12 Junie 1871 formeel tot stand gekom het, kan met reg beweer word dat die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust in die besonder en die inwoners van Marico in die algemeen in die vroeë sewentiger jare hul ideaal van 'n dorp- en gemeentestigting feitlik in gelyktydige vervulling sien gaan het. Veral met betrekking tot die stigting van 'n dorp in Marico het Diederik Coetzee hom oor 'n lang tydperk besonder verdienstelik gemaak en is baie dank aan hom verskuldig vir sy onvermoeide ywer en taai deursettings vermoë. Hy het egter van die begin af die belange van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom en sy buitewyk Marico op sy hart gedra en met die stigting van 'n dorp in Marico het hy veral die belange van 'n gemeente van sy Nederduitsch Hervormde Kerk in die oog gehad.

Dat Zeerust in sy aanvangsjare as 'n stigting van die Nederduitsch Hervormde Kerk beskou is, kan nie alleen afgelei word uit die geskiedenis van die ontstaan van Zeerust self nie, maar ook uit dié geskiedenis van die onstaan van Jacobsdal en die stigting van die Ned. Ger. Gemeente Jacobsdal in Augustus 1868. 'n Verdere bevestiging van dié beskouing vind ons in die reisindrukke van prop. S. J. du Toit van die Paarl, die latere Superintendent van Onderwys in die Republiek en vader van dr. J. D. du Toit (Totius), wat hy in „De Volksstem" van 26 September 1873 gepubliseer het. Na aanleiding van 'n besoek aan Marico in Julie 1873 het hy, onder andere, geskrywe: „Twee jonge dorpen zyn aangelegd, omtrent een uur van elkaar verwyderd: Jacobsdal door Gereformeerden (hy bedoel blykbaar Nederduitsche Gereformeerden) en Zeerust door Hervormden, het laatste door de Volksraad erkend . . . "

## 12. DIE SELFSTANDIGWORDING VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ZEERUST, 12 JUNIE 1871.

### Die Hervormde Kerkplein binne die „ringmuur" op Hazenjagt.

In die eerste helfte van die sestiger jare — omstreeks 1864, ofskoon dit selfs 'n jaar of twee vroeër kon gewees het — het Casper Coetzee op die gedagte gekom om vir veiligheidsredes en beskermingsdoeleindes 'n skans of ringmuur langs sy woonhuis op Hazenjagt te laat bou. Die aangewese persoon om die bouwerk te doen, was Walter James Seymore, 'n opgeleide vakman, wat in 1832 gebore is, in 1849 saam met sy broer, Edward, na Suid-Afrika gekom het en wat ten tye van die bou van die skans reeds vir 'n paar jaar as boer, messelaar en skrynwerker in Marico gevestig was. Hy was van Skotse afkoms maar deur sy huwelik met Dina Johanna Adriana Nortier (Nortjé), die beeldskone dogter van Daniël J. D. W. M. Nortier (Nortjé) van die plaas Wonderfontein 78, geleë tussen Zeerust en Lichtenburg, het hy spoedig in die Afrikanergemeenskap van Marico opgegaan. Die oudste kind van die egpaar is op 14 April 1861 deur ds. Van der Hoff op 'n kerkplek in Marico gedoop.

Die sewe voet-hoë skans of ringmuur sou van leiklip gebou word, met skietgate wat ses voet van mekaar sou wees. Daar is verder ook ooreengekom dat Seymore voorsiening sou maak vir boogingange, verwelwe van stene en afdakke as skuilings sou bou. As vergoeding vir sy werk aan die leiklipfort sou Coetzee drie plase op die naam van Seymore laat transporteer.

Die bedoeling wat Casper Coetzee met die oprigting van die skans op die oog gehad het, was dat dit moes dien as 'n veilige skuiling vir die omwonende blankes en hul bediendes ten tye van dreigende kafferaanvalle.

Vir Klein Marico was skanse of kliplaers natuurlik nie 'n nuwigheid nie. Reeds vroeg in die vyftiger jare was daar op verskillende geleenthede in Klein Marico gebruik gemaak van kliplaers waarbinne die blanke inwoners skuiling gaan soek en somtyds noodgedwonge vir weke lank daarin verblyf gehou het. Op Kameeldoorn, die eertydse woonplaas van Diederik Coetzee, die „aanlegger van Zeerust", kan die fondamente van die buitemuur van die ruim vierkantige kliplaer vandag nog duidelik gesien word, terwyl die oorblyfsels van ander forte op Weltevreden en Klaarstroom ook nog aangetoon kan word.

Toe Casper Coetzee op 27 Mei 1865 onverwags oorlede is, was die skans op Hazenjagt nog nie voltooi nie en het sy naasbestaandes besluit om die bouwerk te staak. Watter vorm van betaling Seymore vir die voltooide gedeelte van die skans ontvang het, is nie bekend nie.

Die voltooide gedeelte van die ringmuur het vir baie jare as 'n interessante historiese gedenkwaardigheid langs Zeerust se hoofstraat bly staan. Omstreeks 1910 of 1912 is dit afgebreek.

Vandag staan die gebou van Barclaysbank op die eertydse terrein van die woonhuis van Casper Coetzee en die landdroskantoor op die plek waar die laaste stuk van die skansmuur nog in 1910 te sien was. Die vloer van die oop binnehof bestaan uit klippe wat afkomstig was van die historiese Casper Coetzee-skans. Aan een van die mure kan die volgende inskripsie gelees word:

„De vloerstenen van dit binnenhof hebben eens behoort tot de muren van het fort of kliplager op deze plaats gebouwd (1860) door de Heer Casper Coetzee ter bescherming tegen de Kaffers. De Heere Onze God zij met ons gelijk als Hij geweest is met onze vaderen. 1 Kon. 8:57."

Dit word vertel dat Casper Coetzee die plaas Hazenjagt (ook genoem Hazenjagd, Hazeah en Hasia van 'n sekere Rickers in 1858 gekoop het en dat die plaas destyds as Sefathlani (of Sebatlani, wat verband hou met die term haaswippe, hasejag) bekend gestaan het. Op sy beurt moes Rickers, wie se naam moontlik voortlewe in Rickersdam (Riekertsdam), die plaas van iemand anders gekoop het, en dat dit dieselfde plaas is wat oorspronklik aan J. C. Steyn en toe aan J. C. Marneweck behoort het en wat vroeg in die vyftiger jare as kerkplek deur die Kaapse predikante gebruik is, dieselfde terrein dus waar Casper Coetzee tot met sy dood gewoon het.



Walter James Seymore, bouer van die Casper Coetzee-skans op Hazenjagt en die Hervormde kerkgebou binne die skans.

Na sy dood sou daar op sy eertydse plaas nie alleen 'n dorp tot stand kom nie maar ook 'n kerkplein en 'n kerkgebou en sou die vroeëre kerkplek op die wyse weer herlewe en permanent in gebruik kom.

Waar daar tydens die lewe van Casper Coetzee pogings aangewend is om 'n geskikte terrein vir 'n dorp en kerkplek te kry, is sy plaas Hazenjagt blykbaar nie in oorweging geneem nie. As daar op een of ander stadium oorweging geskenk is aan die moontlikheid om 'n Hervormde kerkgebou binne die voltooide ringmuur te bou, kom dit nie aan die lig uit bewaargeblewe dokumente nie. Die indruk word daarenteen gewek dat die kerkgebou op die dorp, waarvoor jarelank geywer is, opgerig sou word. Na die oorlye van Casper Coetzee en nadat die plaas Hazenjagt in besit van Diederik Coetzee gekom en hy die plaas as terrein vir die nuwe dorp bestem het, het hy laat blyk dat hy van plan was „om een lap gront aan de Nederduits Herformde Kerk present te gefen binnen de ring muur (die) alhier is gebouwd." Daardeur het die terrein binne die ringmuur, wat oorspronklik as 'n skuil- en laerplek bedoel was, 'n nuwe bestemming as kerkplein van die wykgemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk gekry.

**Die oprigting van die Hervormde Kerkgebou op Zeerust.**

Wanneer die verskillende dokumente in verband met die ontstaan van die dorp nagegaan word, is dit opmerklik dat daar in die loop van die jare telkens verwys is na die behoefte aan 'n kerkgebou en dat die stigting van 'n dorp in Marico in die dringende behoefte kon voorsien.

Nadat Hazenjagt in Junie 1866 in die besit van Diederik Coetzee gekom het, het hy op 27 Augustus 1866 aan president Pretorius geskrywe en voor 1 Oktober 'n antwoord van die regering gevra op sy versoek om 'n dorp op Hazenjagt te stig want „dan zal hier Kerk wees door Van der Hoff en dan is de menschen van plan om ofer de Kerk te werk om een aanvang te nemen met bouwen . . . "

Op dieselfde dag het Coetzee ook 'n brief aan die President en die Uitvoerende Raad geskrywe in verband met sy aansoek om toestemming vir die aanleg van die dorp onder sekere voorwaardes, waarvan die tweede was „om een lap gront aan de Nederduits Herformde Kerk present te gefen binne de Ring muur (die) alhier is gebouwd . . . "

By gebrek aan die notules van die Kerkraad of die Boukommissie is dit nie seker of die voorbereidende stappe tot die oprigting van die kerkgebou binne die ringmuur wat Walter James Seymore in die sestiger jare vir Casper Coetzee gebou het, in Oktober 1866 'n aanvang geneem het nie en ook nie seker wat die gang van sake daarna was nie.

Die belangrike kerkbou-aktiwiteit van die lidmate van die Marico-wyk het egter so goed gevorder dat veldkornet Diederik Coetzee op 3 Maart namens die „gemynte van Marico" president Pretorius uitgenooi het om die hoeksteen van die kerkgebou op die nuwe dorp Zeerust te lê.

Die kerkviering in Marico was deur ds. Van der Hoff bepaal op die tweede en derde Sondag van April 1869 en veldkornet Coetzee het aan die President geskrywe dat „de begeerte van het gemeynte is ten sterkste U Hoog Edele het steen help te leggen daar U Hoog Edele al die ander Kerken in de Republiek de hoeksteenen heef help leggen."

Die hoeksteenlegging was bepaal op die tweede Sondag van April. Ten tye van die uitnodiging was „de vondament reets lang geleg" en was die messelaar „vris bezig" aan die bou van die kerkgebou. Die kontrakteur vir die oprigting van die kerkgebou was Walter James Seymore wat reeds in 1859 in Marico woonagtig was en met Dina Johanna Nortjé getroud was. Tydens 'n besoek van ds. Van der Hoff aan Marico in April 1861 is 'n kind van die egpaar gedoop. Die grasdak van die kerkgebou is deur Mathys Benade opgesit.

Tydens die bediening van ds. J. C. de Vries sou die kerkgebou vergroot word. Aangesien hy 'n opgeleide timmerman was, kon hy as 'n kundige toesighouer 'n aktiewe aandeel in die bouprojek gehad het.

As gevolg van sy amptelike verpligtinge in Pretoria met betrekking tot die vergaderings van die Uitvoerende Raad in Maart en April sowel as die aanvang van die aanstaande jaarlikse sitting van die Volksraad in Mei 1869, was staatspresident Pretorius nie in staat om die uitnodiging van veldkornet Coetzee tot bywoning en deelname aan die hoeksteenlegging te aanvaar nie en het ds. Van der Hoff bygevolg die hoeksteen sonder die bystand van die Staatspresident gelê.

Dit is nie seker wanneer die kerkgebou uiteindelik voltooi is nie, vermoedelik vroeg in die sewentiger jare. By geleentheid van die selfstandigwording van die gemeente was die kerkgebou reeds voltooi en in gebruik.

Soos Diederik Coetzee in een van die voorgestelde voorwaardes vir die beskikbaarstelling van 'n gedeelte van sy plaas Hazenjagt vir 'n dorp belowe het, het hy die terrein waar die ringmuur in die eerste helfte van die sestiger jare besig was om tot stand te kom, as 'n geskenk aan die „Nederduitsch Hervormde Kerk te Mariko" gegee. Die skenkingsakte, waarkragtens die kerkplein aan die gemeente geskenk is, is op 2 Februarie 1870 deur Diederik Coetzee en sy vrou, 'n suster van wyle Casper Coetzee, onderteken en het as volg gelui:

„Het is hiermede kennis aan allen en een ieder die het moge aangaan dat de ondergetekende Diederik Jacobus Coetzee en Maria Isabella Coetzee bijde hunne hoedanigheid als wetig en gemeenschappelijke egtgenoten op hunne vast Eyendommen beraadslagen, zoals zij bij deze doen en overeen zijn gekomen om eenen gescheynk te gefen aan de Nederduits Hervormde Gemeynte van het destrijk Mariko zeeker stuk grond afgemerk op het algemene plaan van het dorp Zeerust tot eene ewigdurende eygendom om daarop een Kerk te laten bouwen onder de naam Nederduids Hervormde Kerk. En wel onder de navolgende voorwaarde en condities:

Links: Die oudste bekende foto van die ou kerkgebou, waarvan die hoeksteen in April 1869 deur ds. Van der Hoff gelê is. Hierdie afdruk is 'n vergroting van 'n gedeelte van 'n foto van Zeerust-dorp wat omstreeks 1888 deur die Pretoriase fotograaf, H. F. Gros, geneem is. Aangesien die konsistorie („vestry") van die Anglikaanse kerkgebou, bo in die linkerhoek van die foto, in 1884 aangebou is, moes die foto in 1884 of daarna geneem gewees het, met ander woorde ongeveer 20 jaar na die totstandkoming daarvan en in die tyd toe die gemeente, na die vertrek van ds. De Vries in 1884, vakant was. 'n Gedeelte van die Casper Coetzee-skans kan duidelik aan die suidekant van die kerkgebou gesien word.

,1e Dat genoemde stuk grond zooals op de algemene plaan is afgemerk een ewig durende eygendom zal zijn en blijf aan de N.D.H. Kerk te Mariko.

2e Dat genoemde stuk grond nog een gedeelte daarvan door het bofengenoemde gemeynte niet kan of mogen ofer gemaak worden aan enige ander kerken of Genootschapen.

3e Genoemde stuk grond zal geregistreerd worden op de N.D.H. Gemeynte van het distr. Mariko zoodra zy het begeer.

4e Alle kosten tot verkrijging van Transport zal door het Gemeynte moeten betaald worden.

5e Dese gescheynk is geschied onder een nomminale somma van een pond sterling.'

Met onderstaande gescheynk is geschied op heden te Mariko op den tweeden dag van de maand February en het jaar onses Heren een duisend acht honderd en seventig.

Als getuigen:

| | |
|---|---|
| G. C. Snyman | D. J. Coetzee |
| G. J. Roos. | M. S. Coetzee. |

Die Kerkraad het egter aanvanklik versuim om die nodige stappe te doen waardeur die kerkplein op naam van die gemeente getransporteer kon word en bygevolg het die transportering op die naam van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust eers ná die Kerkvereniging, op 27 Februarie 1889, plaasgevind.

**Die selfstandigwording van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.**

In die tyd van die ou Zuid-Afrikaansche Republiek het 'n nuwe gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk, die Staatskerk, ontstaan sodra 'n nuwe distrik met 'n resident vrederegter of 'n landdros aan die hoof daarvan tot stand gekom het of op die punt gestaan het om geproklameer te word. Die nuwe gemeente het dan normaalweg dieselfde grense as die nuwe distrik gehad. Eers teen die einde van die vorige eeu het daar 'n verandering in dié vaste gebruik gekom.

Die distrik Marico het kragtens Volksraadsbesluit 238 op 30 Oktober 1871 tot stand gekom en aangesien die voorbereidende stappe wat tot daardie besluit gelei het, toe reeds bekend was, asook die voorgestelde grense van die nuwe distrik, sou die stigting van die nuwe gemeente in die loop van 1871, kort vóór of ná die volksraadsbesluit, kon plaasgevind het. Opmerklik is dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering reeds op 12 Junie 1871 'n versoek van die „Kerkraad" van Zeerust om as 'n selfstandige gemeente onder die konsulentskap van ds. Van der Hoff erken te word, goedgekeur het. Die presiese datum waarop die „Plaatselyke Kerkeraadsleden van Marico" — 'n soort van wykskerkraad waarvan die verteenwoordigers reeds vanaf 1854 sitting geneem het op die Algemene Kerkvergaderings — 'n besluit geneem het om aan die Kommissie van die

Links: Diederik J. Coetzee, eienaar van Hazenjacht, „aanlegger van Zeerust" en sy eggenote, Maria Isabella Coetzee, suster van Casper Hendrik Coetzee, eienaar van Hazenjacht tot met sy dood in 1865.



Die woonhuis en meule (regs op foto) van Diederik Coetzee in Kleinmaricospoort, waarheen hy verhuis het 'n tydlank na die totstandkoming van Zeerust. Vandag het net die murasies daarvan oorgebly.

Algemene Kerkvergadering 'n versoek te rig vir die stigting van 'n nuwe gemeente, is nie bekend nie. Die besluit van die „plaaslike Kerkraad van Marico" om vertoë te rig vir toestemming tot stigting van 'n nuwe, volwaardige gemeente, is in elk geval in die loop van die eerste helfte van 1871 geneem. 12 Junie 1871, die datum waarop die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering goedkeuring verleen het tot die stigting van 'n nuwe gemeente binne die grense van die nuwe distrik wat op die punt gestaan het om deur 'n volksraadsbesluit tot stand te kom, moet dus beskou word as die formele stigtingsdatum van die nuwe Maricose gemeente, ofskoon die datum waarop kerkraadslede in hul ampte bevestig word, normaalweg beskou word as die stigtingsdatum van 'n gemeente. In die geval van die Marico-gemeente is die datum waarop die eerste kerkraadslede in hul onderskeie ampte bevestig is, egter nie bekend nie en, ook vir daardie rede, moet 12 Junie 1871 as stigtingsdatum van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico) aanvaar word.

Wat ook in die geval van die Zeerust-gemeente kon gebeur het, was dat die bestaande „plaaslike Kerkraad" van die Marico-wyksgemeente, ná die selfstandigwording ook as Kerkraad van die nuutgestigte gemeente sou funksioneer en dat daar dus bygevolg geen behoefte of rede bestaan het dat die lede daarvan weer 'n keer of vir die eerste keer in hul onderskeie ampte bevestig hoef te word nie. In die lig van hierdie besondere omstandigheid, moet 12 Junie 1871 as die stigtingsdatum van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust beskou word.

In die geval van die nuwe Marico-gemeente moet daar egter, ten opsigte van sy stigtingsdatum in Junie 1871, in gedagte gehou word dat daar op daardie stadium reeds 'n stewige, ruim kerkgebou gestaan het op die dorp

Zeerust, wat na jarelange vertoë in 1867 gestig is om, naas ander belangrike oorwegings, voorsiening te maak vir die totstandkoming van 'n permanente hoofkerkplek en kerkgebou vir die Nederduitsch Hervormde Kerk. Met ander woorde die dorp Zeerust het na jarelange beywering deur vooraanstaande lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom grotendeels tot stand gekom ten behoewe van die plaaslike gemeentelike belange van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Wanneer die geskiedenis van die ontstaan van Zeerust-dorp nagegaan word en soos dit in voorgaande bladsye op uitvoerige wyse, met aanhaling van die oorspronklike stukke, beskrywe is, dan klink die woorde „kerk", „pastorie", „Nederduitsche Hervormde Kerk" en „Nederduits Herformde Kerk" ten behoewe waarvan 'n aanleg van 'n dorp gevra is, vanaf 1858 tot 1867 soos 'n refrein deur die hele onstaansgeskiedenis van die dorp. Nie alleen is daar oor 'n tydperk van twintig jaar geagiteer vir die stigting van 'n nuwe dorp in Marico met die oog op die voorsiening van 'n permanente hoofkerkplek, 'n kerkgebou en 'n pastorie vir die lidmate van die Potchefstroomse Nederduitsch Hervormde Gemeente nie, maar ook was daar in daardie selfde tydperk tot met die formele stigting van die nuwe gemeente, 'n wykgemeente met sy eie plaaslike kerkraad, die „Plaatselyke Kerkeraad van Marico", waarvan die verteenwoordigers vanaf 1854 op die Algemene Kerkvergadering as afgevaardigdes sitting geneem het. In werklikheid was die Marico-wyk van die Potchefstroomse Nederduitsh Hervormde Gemeente vir jarelank voor sy formele stigting reeds 'n selfstandige gemeente. Die lang afstande wat die lidmate na kerkvierings op Potchefstroom moes aflê, het baie daartoe bygedra. Wat die ouderdom en agtergrond van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust verder betref, moet daar ook beklemtoon word dat die eerste en oudste spore van dié gemeente — as deel van die Potchefstroomse Gemeente — so ver as in 1837 teruggaan toe die veldtogte teen die Matabeles vroeg in 1837 onder aanvoering van Potgieter en Maritz, en teen die einde van dieselfde jaar onder aanvoering van Potgieter en Uys, in Marico plaasgevind het. Selfs voor daardie jaar het lidmate van die Kaapse Nederduitsch Hervormde Kerk as individue in die loop van die jare sporadies hul verskyning in Marico gemaak. Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom wat in Maart 1842 tot stand gekom en wat die hele verowerde en bewoonde gebied noord van die Vaalrivier, insluitende die Marico-omgewing, omvat het, was in werklikheid die moedergemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Oorvaalse gebied waaruit die Zeerust-gemeente in 1871 as selfstandige gemeente ontstaan het. As Marico-wyk, waarvan die lidmate veral in die suidelike en oostelike dele gewoon het, het die Zeerust-gemeente reeds vanaf Maart 1842 'n aktiewe aandeel in die Potchefstroomse Gemeente gehad. Dit is opmerklik dat feitlik al die blankes van Marico, wat hulle vanaf die tweede helfte van die veertiger jare in Marico gevestig het, aktiewe lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom, en dan meer bepaald van die Marico-wyk geword het. Eers teen die einde

van die vyftiger jare het sommige Hervormde lidmate hul lidmaatskap van hul Kerk opgesê en na die nuutgesigte Gereformeerde Kerk oorgegaan. Die groot meerderheid het, met enkele uitsonderings, aktiewe lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom gebly.

Toe ds. Frans Lion Cachet egter in die sestiger jare van uit Utrecht in Natal begin het om op verskillende plekke in Transvaal klein gemeentes van die Nederduitsche Gereformeerde Kerk te stig, was daar ook 'n klein aantal mense in Marico wat hulle, vir een of ander rede, tot die kerkstigting van ds. Cachet aangetrokke gevoel het. Omdat die dokumente wat 'n lig sou kon werp op die agtergrond en motiewe van die ontevredenes in Marico, vandag nie meer beskikbaar is nie, sal dit moeilik en feitlik 'n onbegonne taak wees om vas te stel wat Wouter Kirstein, Jacobs, D. van der Berg, John Snow en J. H. Blignaut, onder andere, beweeg het om hulle te beywer vir 'n nuwe gemeente, afgeskei van die Nederduitsch Hervormde en Gereformeerde Gemeentes van Potchefstroom. Vermoedelik was diegene wat die eerste lidmate van die Nederduitsche Gereformeerde Gemeente Marico op 15 Augustus 1868 op die plaas Vergenoegd Nr. 46, waar later die dorp Jacobsdal gestig is, geword het, heel waarskynlik geesgenote van diaken Wessel Badenhorst en sy mense wat in 1854 van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom afgeskei het.

In weerwil van die feit dat ds. Van der Hoff ten tye van die totstandkoming van die nuwe, selfstandige Marico-gemeente in Junie 1871, as gevolg van jarelange inspanning en ontbering liggaamlik nie meer so sterk soos in vroeëre jare was nie, het hy desondanks voortgegaan om die nuwe Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) gereeld eenkeer elke jaar te besoek en op die verskillende bekende kerkplekke in Klein- en Groot Marico kerk te hou. Die groei van die gemeente ná sy stigting in 1871 was sodanig dat die Kerkraad in 1874 sy voorneme aan die Regering te kenne gegee het om 'n eie predikant te beroep.

## 13. DIE DIENSTYD VAN DS. J. C. DE VRIES, DIE EERSTE VASTE PREDIKANT VAN ZEERUST, 1875-1884.

### Die beroep van 'n eie predikant en die geldelike sorge wat dit meegebring het.

Tydens 'n amptelike besoek van ds. Van der Hoff, die konsulent, in Augustus 1874, het die Kerkraad onder voorsitterskap van ds. Van der Hoff, besluit om die Regering (Uitvoerende Raad van die Republiek)

Links: Foto van die ou kerkgebou van uit die suidekant geneem. Dit is nie seker of die uitwendige veranderings aan die kerkgebou in die tagtiger of negentiger jare aangebring is nie, blykbaar nie in die tyd van ds. De Vries nie; moontlik in die tyd van ds. Van Belkum. Op die ou, eerste foto wat in die tweede helfte van die tagtiger jare geneem is, kom die steunbere op die hoeke van die kerkgebou en die aanbousel met die toring daarop nog nie voor nie.

kennis te gee dat die Kerkraad van voornemens was om 'n eie predikant te beroep en dat aansoek by die Regering gedoen gaan word vir 'n jaarlikse regeringstoelaag van 3,000 riksdaalders (R450.00) te betaling van die predikantsalaris soos vasgestel deur artikel 227 van die Grondwet.

In uitvoering van die Kerkraadsbesluit is 'n brief op 3 Augustus 1874 deur die Kerkraad aan die Staatspresident en die Lede van die Uitvoerende Raad geskrywe. Dié brief is op 26 Augustus in Pretoria ontvang en het as volg gelui:

„By deze nemen wy ondergetekenden predikant, consulent en leden van den Eerwaarde Kerkeraad der Nederduitsch Hervormde Gemeente te Zeerust de vryheid handopening te vragen tot verkrygen van salaris voor een leeraar onzer gemeente." Hierdie brief was onderteken deur D. van der Hoff, predikant consulent; F. J. Joubert, H. J. Coetzee, L. A. J. Slabbert, ouderlinge; H. L. Joubert en T. M. Benade, diakens.

Aangesien die konsulent normaalweg net een of hoogstens twee keer elke jaar 'n amptelike besoek aan Marico gebring het en 'n beroep volgens die Kerkwet alleen deur die Kerkraad onder voorsitterskap van die konsulent uitgebring kon word, moes die Kerkraad noodgedwonge tot April 1875 vir 'n volgende vergadering gewag het.

**Ds. J. C. de Vries van Du Toitspan beroep.**

By daardie geleentheid, op 19 April 1875, is 'n beroep deur die Kerkraad onder voorsitterskap van ds. Van der Hoff op ds. J. C. de Vries van die N.G. Gemeente Du Toitspan (Kimberley) uitgebring.

Die beroep is deur ds. De Vries in Mei 1875 ontvang en aangeneem en direk daarna het die Kerkraad volgens die ou stelsel by die Regering aansoek vir die vasgestelde predikantsalaris gedoen.

Omdat die sogenaamde „Vrywillige Beginsel"-wet op 28 September 1874 deur die Volksraad aangeneem is en van krag geword het, waardeur artikel 227 van die Grondwet gewysig is en die Staat van toe af alleen die salaris van vier predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat voor September 1874 beroep is, gebly waarborg het, was die Waarnemende Staatspresident nie by magte om toestemming tot die uitbetaling van die gevraagde salaris vir ds. De Vries te gee nie, want voordat die brief van 3 Augustus 1874 deur die Uitvoerende Raad behandel kon word, is die Grondwet met betrekking tot artikel 227 op 28 September 1874 gewysig. Terselfdertyd is alle briewe wat oor predikantsalarisse gehandel het, geliasseer en 'n algemene kennisgewing in verband met die grondwetswysiging in die Staatscourant gepubliseer. Die gemeentes is dus nooit per brief in kennis gestel dat 'n regeringstoelaag vir 'n predikantsalaris na September 1874 nie meer beskikbaar sou wees nie.

Volgens die gemotiveerde sienswyse van die Kerkraad het waarnemende staatspresident Joubert nie die regte beslissing oor die aangevraagde regeringstoelaag gegee nie en in 'n memorandum aan die Uitvoerende Raad is daarop gewys dat die Kerkraad twee maande voor die aanname van die grondwetswysiging „handopening" met die oog op 'n beroep gevra het en dat juis op sterkte van die feit dat die Kerkraad die gevraagde salaris normaalweg van die Regering sou ontvang — soos in die geval van di. Van der Hoff, Smits, Van Warmelo en Ackerman — ds. De Vries beroep is. Omdat die jong gemeente so pas in 1871 gestig is en die merendeel van die lidmate destyds behoeftig was, het die Kerkraad verder betoog, sou dit vir die gemeente sonder regeringsteun baie moeilik wees om onafhanklik te bestaan en 'n eie predikant te onderhou.

Die gemeente moes egter aanvanklik noodgedwonge vir byna twee jaar geheel en al, en daarna gedeeltelik, in hul eie materiële behoeftes voorsien.

Na die invoering van die „Vrywillige Beginsel" in September 1874 is daarna pogings in die werk gestel vir die totstandbrenging van 'n kapitaal waarvan die rente mettertyd gebruik kon word vir die betaling van die salarisse van predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Die wenslikheid vir die vorming van so 'n kapitaal is deur alle Kerkrade erken maar uit verslae hieroor wat in Mei 1877 op die Algemene Kerkvergadering behandel is, het dit geblyk dat verskillende gemeentes probleme en struikelblokke ondervind het. Dit het ook geblyk dat „andere gemeenten bezwaard met het geheele onderhoud van den predikant zooals Zeerust, Pretoria en Zoutpansberg, geen kans zien om nog meer van de leden te eischen."

Tydens 'n besoek van Theophilus Shepstone aan Zeerust in Augustus 1877, het 'n deputasie namens die Kerkraad sy opwagting by Shepstone gemaak en hul saak vir regeringsteun uitvoerig uiteengesit. Hierdie mondelinge vertoë is in opdrag van die Kerkraad op 6 Augustus 1877 opgevolg deur 'n skriftelike aansoek deur ds. De Vries vir die volle of gedeeltelike uitbetaling van die vasgestelde predikantsalaris waarvoor vantevore tevergeefs aansoek by die Regering gedoen is. In Oktober 1877 het Shepstone toe besluit om met ingang van 1 Augustus 1877 'n maandelikse bydrae van R25 tot die salaris van die predikant van Zeerust te bewillig. Vir hierdie welkome toegewing het ds. De Vries op 19 November 1877 sy dank namens die Kerkraad teenoor Shepstone en die Engelse Tussenregering betuig.

**Jan Christiaan de Vries.**

Jan Christiaan de Vries, wat verwant was aan genl. J. C. Smuts, is op 9 September 1842 op Worcester in die Kaapkolonie gebore. Terwyl hy as 'n skrynwerker op Wellington werksaam was, is hy deur ds. Andrew Murray sr., oorreed om vir predikant te gaan studeer. 'n Ouer broer, B. H. de Vries, wat in Nederland sy teologiese studie voltooi het en vanaf

1863 tot aan sy dood in 1884 die eerste predikant van die N.G. Gemeente Riebeeck-Wes was, het waarskynlik ook 'n rol in die jonger broer se verandering van lewensrigting gespeel. J. C. de Vries het aan die Stellenbosche Kweekskool gestudeer en is in 1869 gelegitimeer. Een van sy studiemaats was C. W. du Toit, wat ook in dieselfde jaar gelegitimeer is en in 1883 die opvolger van ds. Van der Hoff in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom geword het.

Prop. De Vries het nie dadelik 'n beroep gekry nie en was aanvanklik vir 'n tydlank hulpprediker op Sutherland, dieselfde gemeente waar prof. J. H. Greyvenstein voor sy koms na Pretoria, vanaf 1911 tot 1914, predikant van die N.G. Gemeente was. Van Sutherland is ds. De Vries na Du Toitspan op die Kimberleyse Diamantvelde beroep waar hy in Mei 1873 bevestig is. Dit was 'n klein gemeente te midde van 'n bonte mengelmoes fortuinsoekers, 'n onstabiele delwersgemeenskap met talle delwersprobleme. Kerkdienste is vir geruime tyd in tente, sinkgeboue en in die buitelug gehou.

Tydens 'n besoek aan Potchefstroom in 1874 het ds. De Vries kontak gemaak met ds. J. P. Jooste van die N.G. Gemeente en ook verskeie preekbeurte vir hom waargeneem. Terwyl hy op Potchefstroom vertoef het maar veral tydens sy verblyf op Kimberley, het kerkraads- en gemeentelede van Marico wat Potchefstroom en die Diamantvelde gereeld vir sake besoek het, met ds. De Vries kennis gemaak en 'n gunstige indruk van hom gekry.

Tydens ds. De Vries se afwesigheid op 'n besoek aan die Kaapkolonie in 1875 het die Kerkraad van Du Toitspan besluit om nie langer 'n eie predikant aan te hou nie en ds. De Vries van hul besluit kennis gegee.

Ds. De Vries was blykbaar nie volkome gelukkig op Du Toitspan nie en vir daardie rede begerig om die onstabiele Du Toitspan te verruil vir 'n ander standplaas.

Hy was die tweede predikant uit die Kaapse N.G. Kerk wat in die sewentiger jare van die vorige eeu 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek aangeneem het. Die eerste predikant was ds. D. P. Ackerman wat in 1874 na Wakkerstroom beroep en die volgende jaar in sy nuwe gemeente bevestig is — die eerste gebore Afrikaner wat in die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek predikant geword het — die derde was ds. H. S. Bosman wat ook in Stellenbosch gestudeer het en op 15 Julie 1876 in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria bevestig is in die teenwoordigheid van, onder andere, di. Ackerman en De Vries. Hul lojaliteit en hart was egter nooit geheel en al by die Nederduitsch Hervormde Kerk nie.

Links: Die Kerkraad van Marico (Ds. Van der Hoff, predikant/konsulent, F. J. Joubert, H. J. Coetzee, L. . J. Slabbert, H. L. Joubert (ouderling) en D. C. Oberholster en T. M. Benade (diakens) ) vra op 3-8-1874 „handopening" by Staatspresident en Uitvoerende Raad vir toesegging van predikantsalaris.



Ds. J. C. de Vries en gesin.

**Aanvaarding van die beroep.**

Die beroep wat in April 1875 op ds. De Vries uitgebring is, is in Mei deur hom ontvang en aanvaar. Diaken Tjaart Matthys Benade, die bekende ouderling van latere jare en ouderling Casper Hendrik Coetzee het ds. De Vries, sy vrou en hul tweejarige dogter, Gerty, op Kimberley gaan haal.

**Ds. De Vries en gesin se eerste Sondag op Zeerust, November 1875.**

Op die eerste Sondagmôre na die De Vries-gesin se aankoms op Zeerust, in November 1875, het 'n hele aantal gemeentelede by die klein pastorie opgedaag om hul eerste vaste predikant te sien en te groet. Daarby was dit vir die gemeentelede seker ook aardig om waarskynlik vir die eerste keer 'n predikantsvrou in hul midde te verwelkom, want dit is twyfelagtig of mev. Van der Hoff ooit haar man na Zeerust vergesel het.

Een van die ouderlinge — G. C. Snyman, H. J. Coetzee of L. A. J. Slabbert — het in die loop van die oggend vir ds. De Vries gevra of hy daardie Sondagmôre sou preek waartoe ds. De Vries geredelik toegestem het.

Skielik het een van die gemeentelede in die voorhuis opgespring en gesê: „Daar is Ou Vale!" Ds. De Vries het dadelik begryp dat die persoon na wie verwys word iemand van betekenis en status in die gemeente moes gewees het. Toe hyself na die voordeur beweeg, het hy gesien dat ‚Ou Vale' 'n taamlik groot-geboude man was, met 'n lang swart manel en „zyn armen zwaaiend op een manier dat iemand zou doen denken, dat hy een goeverneur of zoo iets was", soos De Vries in later jare self vertel het. Op sy vraag word ds. De Vries geantwoord dat ‚Ou Vale' een van die ouderlinge van Zeerust-gemeente is en by hul ontmoeting is ‚Ou Vale' aan ds. De Vries voorgestel as die bekende ouderling F. J. (Vaal Frans) Joubert. Vanaf 1859 tot 1863 het hy as diaken die Marico-wyk op die Algemene Kerkvergadering verteenwoordig en daarna tot 1875 as ouderling. Hy was ook die ouderling wat op 3 Augustus 1874 se aansoek vir „handopening", die eerste kerkraadslid was wat ná ds. Van der Hoff geteken het.

Nadat ds. De Vries en ouderling Joubert aan mekaar voorgestel is, het laasgenoemde gevra of ds. De Vries die oggend sou preek wat deur die predikant bevestigend beantwoord is. „Ja maar", zeide hy op hoogen toon, „toch niet op den kansel maar daar voor by het knaapje."

Onder die groep gemeentelede wat in die pastorie teenwoordig was, was daar ook „een klein oud mannetjie met twee zwarte fonkelende oogen", volgens ds. De Vries. „Deze sprong op als een kleinen held en zeide: ‚Kyk hier, julle het ons nou lang onder die Hollanders laat staan en nou het ons een Afrikaner hier ver een leeraar, jullie moet hem goed behandelen

Links: Ds. J. C. de Vries, eggenote en dogter (Gerty).

en nie onder nie maar op die preekstoel laat staan, anders skop ik van morre die preekstoeldeur open en laat hem daarin gaan!' "

Ds. De Vries was verbaas oor wat hy aangehor het, want in sy vorige gemeente het hy „nooit zoo hooren spreken", veral nie op 'n Sondagmôre nie.

Op sy vraag wie die ou heer was, is geantwoord dat hy dieselfde persoon was wat ds. Frans Lion Cachet enkele jare vantevore — op 12 Augustus 1868 — „een geducht pak sjambokslagen toegediend had." Hierdie persoon was dus niemand anders as komdt. Jan Viljoen van die plaas „Vergenoeg", een van die merkwaardigste manne wat in Marico-distrik gelewe en gewerk het.

Toe ds. De Vries ná die voorval na 'n ander vertrek gegaan het, het die ouderling wat hom aanvanklik gevra het of hy dié oggend gaan preek, hom gevolg en gesê dat hy hom nie moet steur oor wat deur ouderling Joubert en komdt. Viljoen gesê is nie, want hy sou ds. De Vries na die preekstoel bring en die deur vir hom oopmaak.

Dit het toe so gebeur en is ds. De Vries in die geleentheid gestel om die eerste Sondagoggend na sy aankoms in Zeerust voor sy nuwe gemeente op te tree. Die gemeentelede, volgens hom, „scheen met de prediking voldaan te wezen."

**Aanvanklike probleme met doop en huweliksbevestiging.**

Die Kerkraad wou aanvanklik nie toestemming gee nie dat ds. De Vries die doop bedien en huwelike bevestig aleer hy deur die konsulent van die gemeente as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust bevestig is nie. Hy het gepleit en verduidelik dat hy in sy vorige gemeente georden was en daar reeds honderde kinders gedoop en talle pare in die huwelik bevestig het, maar die Kerkraad wou egter nie toegee nie. In die privaat is deur ouers met een of meer kinders wat gedoop moes word, by hom aangedring om hul kinders te doop. Ds. De Vries het hom egter in 'n vreemde Staat en in 'n vreemde Kerkgenootskap bevind en is ook vooraf deur 'n predikant in die Kaapse Kerk aangeraai om versigtig op te tree en hy het dus gevolglik getwyfel oor sy optrede.

Hy het egter baie oor die saak nagedink en toe aan die Kerkraad meegedeel dat hy alle moeilikhede wat uit sy optrede om te doop en huwelike te bevestig, sou voortspruit, vir sy rekening sou neem en dat hy daarom kinders sou doop en pare in die huwelik sou bevestig. 'n Groot aantal kinders is toe ook gedoop voordat hy bevestig is en daaroor is daar mettertyd nooit weer gepraat of enige besware geopper nie.

**Ds. De Vries as huweliksbevestiger.**

As huweliksbevestiger het hy uit onbekendheid met toestande in die Republiek nie rekening met die Staat gehou nie en in hierdie verband het daar heel gou vir hom en landdros Otto probleme opgeduik.

Die eerste huwelik wat ds. De Vries op Zeerust bevestig het, was tussen Coenraad Barend Swart en Geertruida Susara Cornelia Swart, albei van die distrik Marico, op 28 Desember 1875. Oor hierdie eerste huwelik wat ds. De Vries op Zeerust bevestig het, het die Staatsekretaris op 16 Februarie 1876 by landdros Otto navraag gedoen. Hy wou naamlik weet kragtens watter magtiging ds. De Vries as huweliksbevestiger optree want die Huweliksordonansie van 1871, Wet Nr. 3, Art. 2, het onder andere bepaal dat „alle leeraars aan wien door het Gouvernement daartoe het regt is verleend zullen mede bevoegd zyn huwelyken te bevestigen."

Hierdie regsverlening het van regeringsweë nie plaasgevind nie omdat ds. De Vries nie sodanige aansoek gedoen het nie.

Op 6 Maart 1876 het die Staatsekretaris — met verwysing na die ontvangs van 'n aantal huweliksertifikate wat deur ds. De Vries as huweliksbevestiging geteken is — vir ds. De Vries aan die hand gegee om onverwyld aansoek te doen om as huweliksbevestiger erken te word met voorlegging van bewyse van sy benoeming as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.

Op 16 Maart 1876 het ds. De Vries aan staatsekretaris Swart onder andere geskrywe: „Gy hebt volkomen gelyk met te veronderstellen dat ik als vreemdeling gehandeld heb inzake de inzegening van huwelyken. In de Kolonie vanwaar ik kom, had men als leraar van de erkende Kerk niet noodig by de Regeering aanzoek te doen tot het sluiten van huwelyken; derhalwe dacht ik dat het hier ook zoo was." Hy doen vervolgens formeel aansoek om toegelaat te word om huwelike te mag sluit.

Op 24 Maart 1876 het die Staatsekretaris berig dat die Waarnemende Staatspresident aan ds. De Vries die gevraagde toelating tot huweliksbevestiger toegestaan het. Die publikasie van die regsverlening is kort daarna, op 29 Maart 1876, in die Staatscourant gepubliseer. Aan ds. De Vries is „het regt verleend om Huwelyken te sluiten overeenkomstig Art. 2 der Huwelyks Ordonantie."

**Die legitimasie van ds. De Vries.**

Na sy aankoms op Zeerust in November 1875, het ds. De Vries verwag om spoedig daarna deur ds. Van der Hoff, as konsulent van Zeerustgemeente, bevestig te word.

Ds. Van Warmelo as Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering wou die beroep van ds. De Vries egter nie dadelik goedkeur nie en het daar aanvanklik briefwisseling oor die aangeleentheid tussen di. Van Warmelo en Van der Hoff, as konsulent van Zeerustgemeente, plaasgevind. Ds. Van Warmelo se mening was dat predikante van die N.G. Kerk nie sonder meer beroepbaar was in die Nederduitsch Hervormde Kerk nie. 'n Predikant wat van elders gekom het, was verplig om die wette van die Ned. Hervormde Kerk by die Skriba te onderteken alvorens hy as leraar van die Ned. Hervormde Kerk bevestig kon word. Sy mening was dat as die aanname van die beroep krag moes besit „dan

moet hy eerst zich by de Hervormde Kerk aangesloten hebben door middel zyner handtekening waarby hy erkent niet alleen dat hy instemt met de leer, die in de Hervormde Kerk beleden wordt, maar dat hy zich onderwerpt aan het oordeel der bevoegde Kerkelyke besturen en belooft zich te zullen gedragen overeenkomstig de Kerkelyke reglementen. De Kerkeraad van Marico heeft de Heer de Vries wel beroepen maar laatstgenoemde moet van zyne zyde toonen dat hy zich beroepbaar stelt en dat doet hy door middel der legitimatie. Eenige Kerkeraad kan beroepen maar de



Oudl. F. J. (Vaal Frans) Joubert en eggenote. Hy was een van die steunpilare van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust); dien as diaken vanaf 1859 tot 1863, en as ouderling vanaf 1863 tot 1889. Hy, „Ou Vale", was die ouderling wat ds. De Vries wou verhinder om op die eerste Sondag na sy aankoms op Zeerust vanaf die preekstoel te preek en wat op ds. De Vries die indruk van „een goeverneur of zoo iets" gemaak het. Oudl. Joubert is die oorgrootvader van prof. dr. F. J. van Zyl.

beroepene moet een bewys geven dat het hem welgevallig is om tot de Kerk van een anderen Staat te behooren, en dus te willen deelen in de regten en verpligtingen van den Kerk. Dientengevolge is myne opinie dat de Heer J. de Vries eerst zal moeten komen naar Heidelberg om gelegitimeerd te worden van welke legitimatie behoorlyk kennis gegeven zal worden aan belangstellenden door middel der couranten. Eerst dan kan de kerkelyke goedkeuring door de praeses en scriba namens de Commissie der Algemene Kerkvergadering worde verleend."

Toe dit dus duidelik geword het dat ds. De Vries na Heidelberg moes gaan om gelegitimeer te word, is hy in die begin van Desember 1875 daarheen geneem deur diaken T. M. Benade en ouderling H. J. Coetzee en sy seun Daniël, waar hy op 10 Desember deur ds. Van Warmelo namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gelegitimeer is.

**Bevestiging van ds. De Vries.**

Van toe af kon die bevestiging enige dag op Zeerust plaasvind, maar ds. Van der Hoff, destyds reeds bejaard en sieklik, was juis op daardie stadium deur ongesteldheid — en 'n oormaat van werk in sy eie gemeente — nie in staat om voor die helfte van Januarie 1876 na Zeerust vir die bevestiging te gaan nie.

Die groot dag in die bestaan van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust het uiteindelik plaasgevind op Saterdagmiddag 15 Januarie 1876 toe die bevestiging van die eerste vaste predikant van Zeerust deur die konsulent, ds. Dirk van der Hoff, waargeneem is. Sy teks vir die bevestiging was Romeine 8:31, 32, waarna ds. De Vries sy intreerede gehou het na aanleiding van Hand. 10:29: **„Daarom het ek toe ek gehaal is, sonder om teë te spreek, gekom. Ek vra dan om watter rede julle my laat kom het."**

Die nagmaalsdiens is op Sondagmôre, 16 Januarie 1876, deur ds. Van der Hoff gehou terwyl hy dieselfde middag van die gemeente afskeid geneem het, na aanleiding van Efesiërs 3:14-21.

Vir byna 23 jaar het ds. Van der Hoff sy herderlike werk in Marico met groot nougesetheid, ofskoon dikwels onder moeilike omstandighede, op 'n voortreflike wyse verrig, eers as 'n buitewyk van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom vanaf 1853, en toe vanaf Junie 1871 as 'n selfstandige konsulentsgemeente.

**Ds. De Vries as predikant van Zeerust.**

Met die koms van ds. De Vries was daar reeds 'n kerkgebou op Zeerust waarvan die hoeksteen in 1869 deur ds. Van der Hoff gelê en wat deur Walter Seymore opgerig is. In 1876 het die Kerkraad besluit om die kerkgebou te vergroot en vir baie jare daarna kon die vergrote kerkgebou in die behoeftes van die gemeente voorsien. Opmerklik is dat ds. De Vries as konsulent van Hartebeesfontein-gemeente in die tagtiger jare ook 'n aandeel gehad het in die oprigting van 'n kerkgebou op Klerksdorp. As eertydse skrynwerker in die Kaapkolonie het hy blykbaar sy belangstelling in die bouvak behou en sy kennis en ervaring op dié gebied in belang van sy gemeentes aangewend.

Aangesien baie weinig gemeentelike stukke van Zeerust uit die tydperk voor 1902 bewaar gebly het en die werksaamhede van ds. De Vries op Zeerust feitlik geheel en al 'n geslote boek sal bly, word enkele sake in verband met die Ned. Hervormde Gemeente Zeerust en die optrede en standpunt van ds. De Vries aangestip soos dit weerspieël word in die notules van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en die Algemene Kerkvergadering self.

**Sy posisie in die Algemene Kerkvergadering.**

In November 1879 is hy gekies as secundus van die praeses van die Algemene Kerkvergadering en in daardie hoedanigheid het hy ge-ageer as praeses by die afwesigheid van laasgenoemde deur die Algemene Kerk-

vergadering te open en te verdaag, terwyl hy ook by verskeie geleenthede die Algemene Kerkvergadering met gebed geopen en met dankgebed gesluit het. Toe hy met die sitting van die Algemene Kerkvergadering in November 1881 afwesig was, is ds. Ackerman in sy plek as secundus vir die praeses gekies.

**Lid van verskillende kommissies.**

Vanaf die sitting van die Algemene Kerkvergadering in 1879 is hy op verskillende belangrike Kerklike Kommissies benoem, onder andere in verband met Wetshersiening; Sending; Klerksdorp, distrik Potchefstroom; die regte van ds. S. J. du Toit, Superintendent van Onderwys, met betrekking tot die bediening van die Sakramente; die bestemming van die geboue van die Prospect Seminary, terwyl hy ook lid was van die Algemene Kerkelyke Schoolcommissie tot in Desember 1882 toe hy bedank en as lid sy ontslag verkry het en ouderling H. S. Pretorius in sy plek aangestel is.

**Ds. De Vries en die Sending.**

Sy houding teenoor die Sending kom na vore as lid van 'n „Commissie in verband met de Zendingzaak", bestaande verder uit ds. Bosman en ouderlinge J. J. van Staden en C. Otto, wie se eenparige aanbeveling met algemene stemme deur die Algemene Kerkvergadering in November 1879 aanvaar is: „Aanbeveling van de Commissie word aangenomen om voor het tegenwoordige de Zending onder de Heidenen niet te ondersteunen hoezeer de zaak zelve als gewenscht beschouwt wordt en wel omdat in den boezem der Hervormde Kerk nog zooveel te arbeiden overblyft."

**Afkondigings vanaf die kansel van name van gesensureerdes.**

Ds. De Vries was ten gunste van die afkondiging vanaf die kansel van die name van gesensureerde lidmate met die verwagting dat die kwaad in die boesem van die gemeente daardeur geweer sou kon word.

**Sy voorstel oor die beroeping van predikante.**

Op sy navraag en voorstel oor die getal diensdoende kerkraadslede wat die reg het om 'n predikant te beroep, is deur die Algemene Kerkvergadering bepaal dat tenminste tweederde van die diensdoende en soveel moontlik van die rustende kerkraadslede aan die beroeping van 'n predikant moet deelneem.

**Sy standpunt oor huisbesoek.**

Na aanleiding van 'n navraag, het ds. De Vries op 28 November 1882 aan die Algemene Kerkvergadering meegedeel dat hy van „zulke bezoek een gewetenszaak maakt omdat hy daarin meer vruchten ziet dan van de prediking." Verder het hy ook meegedeel dat huisbesoek in Zeerust vanweë die uitgestrektheid van die gemeente alleen stuksgewyse kon geskied.



Die Hervormde kerkgebou op Klerksdorp, wat onder leiding van konsulent De Vries opgerig en tot in 1945 in gebruik was, terwyl dit tans as saal diens doen.

**Sy standpunt oor Kerklike Huwelike.**

Hy en sy Kerkraad was die mening toegedaan dat huwelike in 'n groter mate kerklik ingeseën behoort te word.

**Sy voorstel oor totstandkoming van Ringe.**

Op 1 Desember 1882 het ds. De Vries op die Algemene Kerkvergadering voorgestel dat „de Algemeene Commissie onzer Kerk worde afgeschaft en in plaats daarvan de Kerk in drie Ringe verdeeld" wat egter met die oog op die aanstaande Kerkvereniging teruggetrek is. Sover bekend was dit die eerste voorstel in die Algemene Kerkvergadering wat oor die skepping van Ringe in die Ned. Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek gehandel het.

**Sy houding oor die sing van psalms en gesange in die skool.**

Ds. De Vries was ten gunste van die voorstel dat die sing van psalms en gesange in die skole bevorder moes word sodat dit kon dien as 'n effektiewe teenvoeter teen die insypeling van vreemde invloede soos die sing van Moody-, Sanky- en Kinderharpliedere.

**Ds. De Vries en die onderwys.**

Toe daar op die Algemene Kerkvergadering in November 1879 'n voorstel was vir die stigting van 'n seun- en meisieskool deur die Ned. Hervormde Kerk, het ds. De Vries as Waarnemende Praeses, tydens die afwesigheid van ds. Van der Hoff, die voorstel ingelei, „door een ernstig woord", terwyl ds. H. S. Bosman die geskiedenis van die Meisieskool in Pretoria geskets het deur op die probleme en die stryd wat ervaar is, te

wys. Ds. Bosman het gepleit vir geldelike en morele steun deur die Algemene Kerkvergadering om deur middel van die onderwys die koninkryk van die hemele te bevorder. Hy het daarom voorgestel, eerstens, die benoeming van 'n „Kerkelyke Schoolcommissie" met reg tot toesig oor al die skole van die Nederduitsch Hervormde Kerk, en tweedens, dat elke Kerkraad die som van R10.00 vir elke 100 lidmate vir vyf jaar waarborg.

Die afgevaardigde diaken en ouderling van Zeerust het belowe om te doen wat hulle kon, terwyl na baie bespreking en beloftes van steun, die volgende voorstel van ds. De Vries, gesekondeer deur ouderling C. Otto van Zeerust, aanvaar is: „Dat ieder Kerkeraad en zyne gemeente £5 per 100 leden per jaar, voor de tyd van 5 jaar aan den Secretaris der Kerkelyke Schoolcommissie waarborgen ten behoeve van de Meisiesschool te Pretoria."

Ds. De Vries is vervolgens op 6 November 1879 saam met di. Van Warmelo en Bosman en ouderlinge M. J. Prinsloo en H. J. Schoeman benoem as lede van die „Kerkelyke Schoolcommissie". Volgens ds. Bosman in November 1881, was die lede van die kommissie almal „vertrouwbare mannen, die wy goed kennen, die wy vertrouwen." Later het dit geblyk dat die „Kerkelyke Schoolcomimssie" niks oor die skool te sê gehad het nie en alleen maar 'n toesighoudende funksie uitgeoefen het. Die naam van die skool wat aanvanklik as die „Prospect Seminary" bekend gestaan het, is toe verander na die „Ebenhaëzerschool" met 'n nuwe „Algemeene Kerkelyke Schoolcommissie", bestaande uit di. Bosman, De Vries, Smits en Van Warmelo en ouderlinge M. J. Prinsloo, H. J. Schoeman en T. N. de Villiers. In Desember 1882 het ds. De Vries egter op eie versoek sy ontslag as lid van die „Kerkelyke Schoolcommissie" ontvang.

Heelwaarskynlik het ds. De Vries hom ook in sy tuisdorp, Zeerust, vir die bevordering van die plaaslike onderwys beywer. In die tyd van die Engelse Tussenregering, toe ds. Bosman in diens van die Engelse owerheid getree het en Superintendent van Onderwys geword het, het ds. J. P. Jooste, wat saam met ds. N. J. R. Swart, die Staatsekretaris, 'n verraderlike rol teen die Zuid-Afrikaansche Republiek gespeel het, opdrag gekry om die skole te besoek en in sy hoedanigheid as „Deputy"-inspekteur oor die toestand van die skole te rapporteer. Hy is nie oral ewe welwillend ontvang nie en die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust het selfs by wyse van 'n memorie by die Regering aangedring dat „Deputy"-inspekteur Jooste liewers nie meer daarheen gestuur moet word nie.

In 1880/81 was daar 'n Distrikskool op Zeerust met meer as 50 leerlinge op die register waar die 7-jarige dogter van ds. en mev. De Vries en kinders van bekende ou Maricose families by mnr. Fred Ludorf op skool was.

**Ds. De Vries en die Kerkvereniging van die tagtiger jare.**

Alhoewel daar reeds teen die einde van die sewentiger jare van die vorige eeu in die Zuid-Afrikaansche Republiek stemme oor die wenslikheid

van Kerkvereniging opgegaan het, het die kwessie eers in 1881, na die heldhaftige terugwinning van die vryheid van die Republiek, vir die eerste keer werklik aktueel begin word toe daar op die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk in November van daardie jaar deur ds. H. S. Bosman van Pretoria verwys is na die bevordering van die groot doel van „Kerkelyke vereeniging" en 'n brief van ds. H. L. Neethling, Skriba van die N.G. Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek, in behandeling geneem is. In die brief is voorgestel dat elke Susterskerk sewe afgevaardigdes kies en onder voorsitterskap van ds. Fraser van Philippolis in die Oranje-Vrystaat die moontlikheid van Kerkvereniging moet bespreek. Die Algemene Kerkvergadering was daartoe geneë en het vir dié doel die volgende kommissielede namens die Ned. Hervormde Kerk aangewys, naamlik di. Van Warmelo, Ackerman en drie ouderlinge. Ds. Van Warmelo het ds. De Vries as sy secundus aangewys en ds. Ackerman vir ds. H. S. Bosman.

Terwyl ds. Bosman as secunduslid en as belangstellende al die vergaderings van die „Vereenigde Commissie", bestaande uit verteenwoordigers van die Ned. Hervormde en Ned. Gereformeerde Kerke in die Zuid-Afrikaansche Republiek, in die Gouvernementsschoolgebouw in Pretoria bygewoon het, het ds. De Vries sy belangstelling as secunduslid by wyse van 'n brief kenbaar gemaak. Op die tweede sittingsdag, op 1 November 1882, is van die orde gewyk om 'n brief te behandel wat op 31 Oktober ingedien is en wat onderteken was deur ds. J. de Vries, namens 15 Kerkraadslede van die N.G. en Ned. Hervormde Gemeentes van Marico „den wensch uitsprekende tot het bewerken der Kerkvereniging."

Die vergadering van die „Vereenigde Commissie" wat aan die begin van November 1882 beëindig is, is op 27 November opgevolg deur 'n belangrike vergadering in verband met Kerkvereniging waarop die besprekings en besluite wat enkele weke vantevore geneem is, deur die 22ste Algemene Kerkvergadering op Heidelberg onder oënskou geneem is.

Aanvanklik is die rapport van die Kommissie deur die Skriba, ds. Van Warmelo, voorgelees, waarna die Praeses, ds. G. W. Smits, gesê het dat „als er ooit een belangryke zitting geweest is, deze wel aldus kan genoemd word", hy „staat verbaasd over het werk dat gedaan is en ziet duidelyk den zegen van God in den arbeid; de geest van eendragt werd niet verbroken." Verder het hy opgemerk dat die werk van die Kommissie met sorg gedoen is, „waarvan de Transvaal de vruchten zal plukken." Hierop het die Vergadering opgestaan om instemming met die woorde van die Praeses te betuig.

Na die voorlesing van die Kommissierapport en die inleidende opmerkings deur die Praeses het ds. Ackerman eerste aan die woord gekom en gesê dat die Kerkvereniging staan of val met die verwerping of aanname van die Kommissierapport sonder wysiging of verandering. Ouderling Meyer het die woorde van ds. Ackerman onderskrywe.



Komdt. Jan Viljoen en Barend Burger.

Daarop het ds. De Vries aan die woord gekom en gesê „dat hy tot vanmorgen toe — 27 November 1882 — niets wist dan alleen wat hy uit de Volksstem langs het pad gehoord had. Hy had dus besloten om te wachten en had met aandacht het rapport gehoord. Het was een reuzenwerk; zyn adem was somtyds kort; hy was als in een spanning; een Commissie bespoedigt het werk; 14 kunnen sneller werkt dan 40 . . . Het was dus bevredigend en verblydend dat de Heer de gebeden had verhoord. Hy had de Commissie op den kansel herdacht, noch hartelyker in die binnenkamer. De oorlog had eendracht bewerkt; men had niet gevraagd: tot welke Kerk behoort gy maar stond als mannen naast elkander. Het was een grootsche overwinning op politiek gebied, maar de overwinning in de Kerk kon men nog als grooter beschouwen. Hy (ds. De Vries) had nu een voorstel van den volgenden inhoud: dat het werk van de Commissie ter Vereeniging door deze vergadering goedgekeurd en aangenomen worden by acclamatie zonder discussie." Sy voorstel is deur ouderling Oberholzer van Zeerust gesekondeer.

Ouderlinge C. J. Joubert (vroeër van Marico) en M. J. Prinsloo, albei van die Consulentsgemeente Pretoria, het besware teen sekere aspekte van die rapport wat Joubert „nooit als ouderling der gemeente zal toestemmen", terwyl Prinsloo „moeten waken voor de gemeente." Ouderling B. A. Klopper van Rustenburg, aan die ander kant, sê dat „wy hebben niets verloren maar veel gewonnen en is het eens met het voorstel van de predikant van Zeerust. Ds. Bosman was ook ten gunste van die goedkeuring en aanvaarding van die verslag: „Als het rapport wordt goedgekeurd; dan is de vereeniging daar, er is hartelyke blydschap over alles."

Die voorstel van ds. De Vries en ouderling Oberholzer om die rapport van die Kommissie goed te keur, is na die kort bespreking op 27 November 1882 met die uitsondering van die teenstemme van ouderlinge C. J. Joubert en M. J. Prinsloo, eenparig goedgekeur.

Links: Komdt. Jan Viljoen (links) en Barend Burger, broer van T. F. Burgers, destyds predikant en vanaf 1873 Staatspresident van die Z.A.Republiek. Die foto van lie „klein oud mannetjie met twee zwarte fonkelende oogen" is teen die einde van 1868 geneem, toe Viljoen en Burger in die Kaapkolonie of in Transvaal met mekaar in aanraking was, kort nadat komdt. Viljoen vir ds. Frans Lion Cachet — weer 'n keer in die woord van ds. J. C. de Vries — „een geducht pak sjambokslagen had toegediend". Die dramatiese insidente op Mahoepesnek, Driefontein, Koedoesfontein en Kwaggafontein op 12, 13 en 14 Augustus 1868 waarby komdt. Viljoen en sy mense en die geselskap van ds. Cachet betrokke was, word teen die einde van hierdie hoofstuk as byskrif by die foto's van tonele by die eertydse Maricosdrift vertel. Die heer B. Burger sr. (Berend Vleiplaas) was die stigter van Murraysburg. Hy het in November 1868 'n Bybel aan komdt. Viljoen as geskenk gegee. Dit is tans in besit van die S. P. Engelbrecht-museum.

Vir ds. Van Warmelo was die goedkeuring van die Kommissierapport oor Kerkvereniging 'n bewys van vertroue in die Kommissie en was ook 'n skone beloning vir die werk wat verrig is, terwyl „de predikant van Zeerust doet uitkomen hoe ondank moeielyk te dragen is; in deze zaak is geen duim grond opgegeven zonder stryd. De stemming was om onze dank te bewyzen en een volgende maal zullen de leden met genoegen weer gaan als zy zoo beloond worden."

Dit is opmerklik dat die eerste tentatiewe stappe in die rigting van Kerkvereniging gevolg het op stemme vir Kerkvereniging wat vir die eerste keer in die Ned. Hervormde Kerk opgegaan het en dat die Ned. Hervormde Kerk by monde van sy Algemene Kerkvergadering in November 1882 ook die eerste was om, met twee teenstemme, alles goed te keur wat deur die twee Kommissies van die N.G. en Ned. Hervormde Kerke verrig is.

Tussen die vergaderings van die „Vereenigde Commissie" in Pretoria en die Algemene Kerkvergadering in Heidelberg in November 1882 het daar skaars drie weke verloop en dit is moeilik om te glo dat die merendeel van die afgevaardigdes wat op Heidelberg vergader het in die kort tussenperiode van drie weke deeglike kennis van die werk van die twee Kommissies kon opgedoen het en dat die Algemene Kerkvergadering dus eintlik nie in staat was om op grond van 'n gebrekkige bestudering van die notule weloorwoë besluite te neem. Die kort diskussie was dus 'n uiters summiere behandeling van die grondslag van die Kerkvereniging. Daarby moet ook in gedagte gehou word dat die Algemene Kerkvergadering wat oor Kerkvereniging besluite moes neem, tot op 'n sekere hoogte heeltemal los van die gemeentes, wat juis deur die Vergadering verteenwoordig is, gehandel het en hierdie omstandigheid sou in die loop van die volgende paar jaar grootliks bygedra het tot die uiteindelike mislukking van die Kerkvereniging.

Aan die Skriba van die N.G. Kerk is intussen kennis gegee dat die werk van die „Commissie tot vereeniging" met „acclamatie zonder discussie" goedgekeur is en vervolgens het die Sinode van die N.G. Kerk in Maart 1883 aandag aan die besluite gegee.

Ds. De Vries was blykbaar nie alleen sterk ten gunste van 'n vereniging tussen die Susterskerke nie, maar ook tussen gemeentes wat van mekaar verwyder geraak het, want toe daar op 29 November 1882 oor die wenslikheid van die vereniging van die Konsulentsgemeente Pretoria met dié van Pretoria gespreek is, is genotuleer dat „de lieflykheid van zulk eene Vereeniging wordt uitgedrukt by monde van den predikant van Zeerust" (en ouderling Wolmarans van Rustenburg), terwyl ds. Ackerman voorgestel het dat die Vergadering sy instemming moet betuig en die voorstel „by acclamatie" moet aanneem.

Op die vergadering van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op 16 Julie 1883 was 'n voorstel van die N.G. Kerk ter tafel

vir 'n tweede Kommissie bestaande uit agt lede ten einde nog sekere punte te bepaal nadat die grondslae van die Kerkvereniging deur die Algemene Kerkveragdering van die N.G. Kerk aanvaar is sodat „als die punten door beide Kerken zyn aangenomen dan de Vereeniging vast te stellen." Die Ned. Hervormde Kerk word dus uitgenooi om ook so 'n Kommissie te benoem. Die Skriba van die Ned. Hervormde Kerk het 'n brief geskrywe om sy bevreemding uit te druk dat die finale beslissing van die Vereniging van 'n tweede Kommissie sou afhang terwyl briewe van di. Ackerman, Bosman en De Vries oor dieselfde saak ook op die vergadering van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering voorgelees is.

Die 23ste Algemene Kerkvergaderng van die Ned. Hervormde Kerk het op 12 Mei 1884 op Heidelberg vergader teneinde die uitleg wat die Ned. Gereformeerde Kerk in sy Algemene Kerkvergadering in Maart 1883 aan sommige punte van die voorgestelde grondslag vir die vereniging gegee het, te bespreek.



Die eertydse pastorie van ds. De Vries wat ten tye van die Kerkvereniging in besit van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente van Zeerust gekom en van toe af tot in die veertiger jare van hierdie eeu as pastorie van dié gemeente diens gedoen het. In die loop van die jare is daar sekere in- en uitwendige veranderings aan die gebou aangebring. Tans word die historiese woning deur die gesin Du Preez bewoon. Aangesien die twee pastorie-erwe, nrs. 183 en 184 in 1877 op die naam van die Ned. Herv. Gemeente Marico getransporteer is, is dit waarskynlik dat hierdie pastorie eers daarna opgerig is en dat ds. De Vries aanvanklik in 'n ander huis gewoon het.

Ds. De Vries van Zeerust het egter intussen na Laingsburg vertrek nadat hy 'n beroep daarheen aangeneem en in die loop van April 1884 afskeid van sy eie en twee konsulentsgemeentes geneem het.

**Ds. De Vries as konsulent van Hartebeesfontein en Bloemhof.**

Ds. G. W. Smits van Rustenburg het op 9 Desember 1876 op 'n Buitengewone Kerkraadsvergadering afskeid geneem as konsulent van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartebeesfontein nadat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op 29 Mei 1876 toestemming daartoe gegee het met die oog daarop om sy laste te verlig. Hy is opgevolg deur ds. De Vries wat in November 1879 ook konsulent van Bloemhof geword het.

Tydens sy konsulentskap (1876-1884) is voortgegaan op die ingeslane weg nadat die Hartebeesfontein-gemeente voor 1876 onder leiding van ds. Smits gevestig geraak het. Tydens die konsulentskap van ds. De Vries het verdere bestendiging gevolg. In 1882 is die hoeksteen van die kerkgebou op Klerksdorp gelê nadat op 6 September 1880 tot die oprigting van 'n kerkgebou deur die gemeente besluit is. Die kerkgebou is tot in 1945 gebruik. Met die oog op sy vertrek na Laingsburg, het ds. Ds Vries in die loop van April 1884 afskeid van die konsulentsgemeentes geneem.

**Die vertrek van ds. De Vries uit Zeerust.**

Op die Algemene Kerkvergadering wat op 12 Mei 1884 op Heidelberg 'n aanvang geneem het, was ds. De Vries afwesig. Op die volgende dag was daar geen verslag van die Zeerust-gemeente voor die Algemene Kerkvergadering nie en ouderling Oberholzer het verduidelik „dat dit door de drukten van den Predikant is vergeten", terwyl ds. C. W. du Toit die predikant van Potchefstroom, nog moeite in verband daarmee gedoen het maar as gevolg van tydsgebrek die verlangde inligting nie kon inwin nie.

Op 19 Mei 1884 is 'n brief van ds. De Vries voorgelees, „meldende zyn vertrek van Zeerust daar hy een beroep heeft aangenomen naar Laingsburg."

Volgens berigte in „De Kerkbode" van 21 Maart en 20 Mei 1884 het ds. De Vries die beroep na Laingsburg aangeneem en sou hy die Colloquim Doctum (geleerde gesprek) op 12 Junie 1884 in Kaapstad afgelê het. Op 21 Junie 1884 is hy bevestig as predikant van die Ned. Geref. Gemeente Laingsburg.

Sy eervolle ontslag as predikant van Zeerust het hy op 7 April 1884 van die Kerkraad ontvang en op 14 April afskeid geneem van die konsulentsgemeente Hartebeesfontein. Hy en sy gesin het blykbaar teen die einde van April of aan die begin van Mei 1884 uit Zeerust na Laingsburg vertrek, waar hy van toe af vir meer as tien jaar met seën gearbei het.

**Predikant van Laingsburg.**

Sy broer, Boudewyn Homberg de Vries, wat in 1836 gebore is en sy



Prof. dr. F. J. (Frans) van Zyl, 'n agterkleinseun van oudl. F. J. (Vaal Frans) Joubert van Marico. Vanaf sy ordening op 25 Mei 1939 het hy agtereenvolgens die gemeentes Johannesburg, Standerton, 1941, Lydenburg, 1948, Springs, 1949 en Wonderboompoort, September 1957 bedien. In 1960 het dr. Van Zyl hoogleraar in die Teologiese Fakulteit, Afd. A, van die Universiteit van Pretoria geword. Twee van sy dogters uit die huwelik met mej. C. J. Steyn is met Hervormde predikante getroud, Anna Wilhelmina Christina met ds. A. J. Willemse, en Maria Magdalena Elizabeth met ds. A. A. da Silva.

teologiese studie in Nederland voltooi het, is op 7 November 1884 op Riebeeck-Wes oorlede. 'n Uur voordat ds. Boudewyn de Vries oorlede is, het die jonger broer by die sterfbed opgedaag en trooswoorde tot die sterwende gespreek. Tussen die twee broers was daar 'n baie hegte familieband.

Laingsburg, in die Karoo, was destyds 'n klein gemeente en ds. De Vries van Zeerust het waarskynlik die beroep daarheen om gesondheidsredes aanvaar. Dit is bekend dat hy vir 'n hele aantal jare baie las van sy swak gesondheid ondervind het, veral as gevolg van jigaanvalle wat hom geteister het. Swak gesondheid was dan ook die rede dat hy op 3 Junie 1894 op twee en vyftigjarige leeftyd sy emeritaat aanvaar het. Dit was in daardie jare dat hy aansoek gedoen het vir die betrekking van Superintendent van Onderwys in die Zuid-Afrikaansche Republiek.

Vermoedelik het hy en sy gesin, na die aanvaarding van sy emeritaat, op Stellenbosch gaan woon. Daar is hy op 2 Mei 1906 oorlede en begrawe op die kerkhof aan die Papegaaiberg.



Tonele by „Diepdrift" op die plaas Kwaggafontein waar Jacobus P. (Koos) Erasmus, skoonseun van komdt. Viljoen, op 14 Augustus 1868 vir ds. Cachet-hulle gewaarsku het om nie verder te gaan nie.

Nadat ds. Cachet op die Algemene Kerkvergaderiing van die Nederduitsch Hervormde Kerk in November 1866 te kenne gegee het dat hy „de geheele Republiek in lengte en breedte te zullen doortrekken om zuiver gereformeerde gemeenten op te richten", en die Voorsitter hom alle sukses op sy reise toegewens het, het hy van toe af sy voorneme begin uitvoer en sou Marico in Augustus 1868 ook aan die beurt kom, nadat die Transvaalse Nederduitsch Gereformeerde Kerk reeds twee jaar vantevore onder sy leiding gestig is.

Op Donderdag, 13 Augustus, sou hy en teologiese kandidaat Arend Hermanus Hofmeyer van Kaapstad en proponent Jacobus Petrus Jooste van Stellenbosch op die plaas Koedoesfontein van John Snow gaan kerkhou en op 15 en 16 Augustus op die plaas van Dirk Johannes van den Berg in Klein Marico. Volgens afspraak is die

reisgeselskap op Rustenburg ontmoet deur wadrywer Jan H. Blignaut. Daarvandaan het hy die drie predikante met sy wa vervoer met een van twee bekende transportpaaie wat Rustenburg destyds met Zeerust verbind het. Die laaste gedeelte van die pad het gegaan oor die plase Twyfelspoort, Rondavelskraal 420, Modderfontein 58, Wonderfontein (waarop die dorp Groot Marico mettertyd sou ontstaan), Driefontein 90, Rietvlei 9, Wilgeboomspruit 278, Vaalkop 68, Klaarstroom (óf oor Koedoesfontein), Lotteringskraal en Kalkdam 72. Op laasgenoemde plaas het die ander transportpad aangesluit wat vanaf Rustenburg na Zeerust oor Lindleyspoort en Riekertsdam geloop het en daarvandaan het die pad verder gegaan oor Kleinmaricospoort tot in Zeerust.

**Mahoepe'snek.**

By Mahoepe'snek, ongeveer drie myl aan die oostekant van die Groot Maricorivier, is die reisgeselskap op Woensdagmiddag om een uur te perd tegemoetgery deur George Viljoen, seun van komdt. Jan Viljoen, wat 'n brief van sy vader, gedateer Groot Mariko, 12 Augustus 1868, aan Blignaut oorhandig het. In die brief het komdt. Viljoen aan Blignaut geskrywe dat hy verneem het dat hy weg was om „Cazet" te gaan haal met die doel om in Marico kerk te hou. Dan vra hy aan Blignaut: „Uit wien hebt Gij het Reg gekrijgen om Predikanten hier te bringen, in mijn wijk zonder kennis of order?", en raai hom aan om „Cazet" op ontvangs van die brief „weder terug te bringen om alle onaangenaamheden voor te komen". Komdt. Viljoen het sy briefie met die volgende woorde afgesluit: „Ten slotte het sal niet toegelaten worden dat hier sal kerk gehouden worden door den Heer Cazet in mijn wijk."

Die optrede van komdt. Viljoen op daardie oggend en in die volgende paar dae moet gesien word in die lig van die feit dat die Nederduitsch Hervormde Kerk op daardie stadium nog immers die enigste erkende Staatskerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek was, dat die inwoners van Marico vir baie jare lank oorwegend lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk was en dat die Kommandant van Marico, as 'n oortuigde Hervormer en getroue amptenaar van die Republiek, moes sorgdra dat die belange van Kerk en Staat teen elke prys beskerm en bevorder moes word.

Toe ds. Cachet die brief in die wa gelees het, het hy egter net gelag en gesê: „Jan Viljoen is gek, ik zal kerk houden waar ik wil!" Die reis is vervolgens voortgesit en George Viljoen het vinnig na sy vader op Driefontein teruggery.

**Marico'sdrift en Driefontein.**

Omstreeks vier uur in die namiddag het die wa, getrek deur agt osse, by die bekende Marico'cdrift aangekom en terwyl die wa deur die rivier gegaan het, het die insittendes Ges. 40:1 begin sing, en al singende het hulle die woonhuise van Hans Grobler en Frans J. (Oudl. Vaal Frans) Joubert op die plaas Driefontein genader. Op daardie tydstip het komdt. Jan Viljoen uit die huis van oudl. Joubert, wat die naaste aan die pad by die drif gestaan het, te voorskyn gekom, gevolg deur sy seun, George Viljoen, Thys van Zyl, Hans Grobler, die „oude heer" F. J. Joubert, Piet Joubert, 'n seun van laasgenoemde, F. van Staden en nog 'n paar ander onbekende persone. Die groep, bestaande uit omtrent agt of tien persone, het — met komdt. Viljoen op die voorpunt — reguit in die rigting van die wa aangestap gekom en sonder om te groet het hulle met uitroepe van „Hanou!, Hanou!" die wa tot stilstand probeer bring. Ds. Cachet het egter aan die wadrywer en touleier gesê om nie stil te hou nie maar aan te ry. Komdt. Viljoen se mense het egter weer 'n keer beveel dat die wa moet stilhou en toe die touleier en wadrywer nie gehoor wou gee nie, het George Viljoen en Thys van Zyl die tou gegryp. Op daardie stadium wou ds. Cachet van die wa afspring maar eers gevra: „Wie durft myn wagen in het gouvernementspad stoppen? Wie geeft u regt om my in het publieke pad te verhinderen voort te gaan? Ik ben baas van myn wagen!" „Ik! Ik!" het komdt. Viljoen 'n paar keer uitgeroep.

Ds. Cachet en prop. Jooste het toe van die wa geklim waarop 'n hewige woordewisseling tussen ds. Cachet en komdt. Viljoen gevolg het. In 'n verklaring wat Jooste later voor landdros W. James Otto van Potchefstroom afgelê het, het hy gesê dat hy nie glo dat ds. Cachet driftig was nie, „maar Jan Viljoen was al een leeuw. Ds. Cachet hield zyne armen naar beneden en de vuisten geklemd, zooals hy doet wanneer hy ernstig is. Maar hy was niet in eene vechtende houding." Hy het ook bygevoeg dat hy nie gehoor het dat ds. Cachet aan sy medereisigers geroep en sy rewolwer gevra het: dat hy sy baadjie aangehad het en dit nie uitgetrek het nie. Hy het ook nie die indruk gekry dat Cachet met Jan Viljoen wou baklei nie. Komdt. Viljoen, egter, „drukte zyne vuist onder den neus van ds. Cachet en dreigde hem, hy moet oppassen. Ds. Cachet moest zich achter over buigen en een paar treden achteruit gaan. Ik weet niet of Viljoen sloeg; hy draaide zyn vuist onder ds. Cachet zyn neus." Volgens Jooste het ds. Cachet geen onmiddellike aanleiding gegee dat komdt. Viljoen só teen hom opgetree het nie. In „Een kort verhaal" wat die drie predikante kort daarna opgestel het, het Cachet eers self die tou gevat, dit toe gelos en gevra wie dit durf waag om die wa te stop, „waarop J. Viljoen hem (Cachet) onder de neus stampte en zwoer dat hy niet verder sou gaan. Hy was vreeselyk driftig en beval ons terstond om om te keeren."

In sy verklariing het Jooste ook verwys na die bevel van komdt. Viljoen dat hulle moes omdraai en na sy bewering dat hy as Kommandant van Marico nie sou toelaat dat Cachet in Marico sou kom nie. Viljoen sou ook gedreig het om Cachet te „horse whip"; ook sou Viljoen uitgeroep het: „Neem Cachet, bind hom op 'n perd en bring hom weg!" en op 'n keer ook tien koeëls gevra het waarmee hy die osse voor die wa wou doodskiet! Ook het komdt. Viljoen ds. Cachet vir 'n „verdomde Hollander" uitgeskel, hom verwyt en aan hom gesê: „Jy moet oppassen, jy weet wat jy aan Pretorius gezegd hebt aangaande Crocodilrivier!"

Voordat die wa weer deur die drif geneem is, het Cachet en Jooste aan komdt. Viljoen gevra wat hulle dan gedoen het en kragtens watter wet Jooste en Hofmeyer as Britse onderdane op 'n openbare pad voorgekeer en verhinder kon word om hul reis na hul bestemming voort te sit. „Commandant Viljoen zeide", lui dit in „Een kort verhaal", „of liever schreeuwde, dat hy baas was in zyn wyk — dat Cachet de geheele wereld reeds had ingenomen, doch dat hy Mariko niet zou inneemen, en dat hy om de wet niets gaf, en niet gedogen zou dat wy een stap verder gaan zouden". In die loop van die woordewisseliing het oudl. Frans Joubert hulle ook gevra waarom hulle vooraf geen verlof van ds. Van der Hoff of sy Kerkraad gevra het om in Marico te gaan kerkhou. Hulle het egter geantwoord dat hulle met ds. Van der Hoff en sy Kerkraad niks te doene gehad het nie en dat hulle die evangelie mag preek waar hulle wou, veral ook vir hul eie gemeentes en dat die goewermentspad vir almal vry was.

Op daardie stadium het komdt. Viljoen, nog steeds in 'n driftige bui, op 'n besliste wyse bevel gegee dat die wa weer terug deur die Groot Maricorivier gebring moes word. Cachet en sy mense het daarteen geprotesteer maar hul proteste het geen indruk op komdt. Viljoen en sy mense gmeaak nie. George Viljeon en Thys van Zyl het toe die tou geneem, die touleier gedwing om dit van hulle oor te neem en die wa terug deur die rivier te voer, terwyl Piet Joubert as wadrywer opgetree het. Intussen het prop. Hofmeyer op die wa bly sit en toe die wa uiteindelik weer na die oostelike oewer van die Groot Maricorivier teruggeneem is, het net hy op die wa gebly. Die ander drie het aan die Marico-kant van die rivier agtergebly en aan komdt. Viljoen gese dat hulle die volgende dag sou kerkhou op die plek en tyd wat daarvoor bepaal is en indien hy die wa sou verhinder om voort te reis ,hulle dan te voet verder sou gaan. Daarop het komdt. Viljoen gesweer dat hulle nie sou gaan nie of anders moes hulle hom doodskiet. Viljoen het gedreig om die huis waar hulle sou ingaan, bo hul koppe aan die brand te steek, terwyl hy telkens gedreig het om Cachet te laat „horse whip". Vir 'n paar oomblikke het hulle toe in die huis van oudl. Joubert gegaan waar ds.

Cachet hom opnuut op die wet beroep en prop. Jooste hom gevra het of hy weet dat hy (Jooste) 'n Britse onderdaan is en of hy hom ook die pad belet. Komdt. Viljoen het gesê dat hy niks daarvoor omgee nie en dat hy nie sou toelaat dat hulle met die pad sou verbygaan nie. Komdt. Viljoen het Cachet en Jooste baie beslis belet om godsdiens in Marico te hou.

Aangesien dit intussen donker begin word het en daar blykbaar niks verder aan die situasie, wat 'n dooiepunt bereik het, gedoen kon word nie, het Cachet, Jooste en Jan Bilgnaut na hul wa aan die oostekant van die drif gestap. Hulle het die wa egter weer deur die rivier geneem, en vuur begin maak. Intussen het Jan Bilgnaut na die huis van oudl. Joubert gegaan. Ds. Cachet en prop. Jooste het vroeg in die aand die plan bedink om te voet na die kerkplek op Koedoesfontein te gaan ten einde die mense wat hulle verwag het, nie teleur te stel nie. Terwyl hulle by die vuur gesit het, het hulle 'n brief van komdt. Viljoen gekry waarin hy hulle gevra het om nie verdere moeilikhede te veroorsaak nie, dat hy by sy bevele sou bly en dat hy vir daardie rede hulle vra om dadelik terug te gaan. Nadat Blignaut berig gebring het, dat daar versterkings opgedaag het met die doel om hulle die pad te belet, het hulle gelees, gebid en toe met 'n Hottentot as gids oor die kliprante en deur die veld in die rigting van John Snow se plaas vertrek.

**Koedoesfontein.**

Die Hottentot-gids het in die nagdonkerte 'n verkeerde pad gekies en hulle drie uur die volgende oggend verkeerdelik by die plaashuis van 'n sekere gesin Koekemoer gebring. Met 'n Koekemoer-seun as gids het hulle om halfagt op Koedoesfontein, die woonplaas van John Snow, aangekom. In die verskillende verklarings oor die gebeurlikhede vanaf 12 tot 17 Augustus word telkens na die plaas van Snow as die kerkplek verwys.

John Snow is, blykens sy testament wat in 1876 opgestel is, omstreeks 1833 in Ierland gebore as die seun van James Snow en Annie McIntyre. In sy sterfkennis, na sy dood op 25 November 1889 op die plaas Koedoesfontein, word sy geboorteplek egter as Londen aangegee. Hy was 'n landbouer van beroep en het op Soolembo in die huwelik getree met Maria Magdalena Blignaut. Uit die huwelik is vyf dogters gebore, waarvan een in 1889 reeds oorlede was. Margaretha Cornelia was getroud met H. J. Swart; Anna Maria Magdalena met Johannes Bernardus Roode; Maria Aletta met J. G. du Preez; Elizabeth Jacomina met P. P. Loots en Martha Hendrina met M. A. Venter. Uit latere navrae het dit geblyk dat die plaas Koedoesfontein tydens die leeftyd van die egpaar Snow verkoop is aan J. G. du Preez en M. A. Venter, twee van hul skoonseuns met die verstandhouding dat hulle mettertyd die ou mense moes versorg tot hul dood. Toe die egpaar se testament in 1876 opgestel is, was hul reeds op Zeerust woonagtig. Mev. Snow, gebore Blignaut, het haar oorlede eggenoot met bykans vyf jaar oorlewe en is op 29 Julie 1894, op 59-jarige leeftyd op Koedoesfontein oorlede. Sy is in die Kaapkolonie gebore en was die dogter van Jan Hendrik Blignaut en Magrita Cornelia Blignaut. Die vraag kom onwillekeurig na vore of die wadrywer van ds. Cachet-hulle die vader van mev. Snow was of haar broer ,wat ook Jan Hendrik Blignaut was. Aangesien haar broer op 15 Junie 1875 op Klaarstroom oorlede is en by sy oorlye drie en dertig jaar nege maande oud was, was dit waarskynlik hy wat op ses en twintig-jarige leeftyd, en nie sy vader nie, as wadrywer van ds. Cachet en sy reisgenote opgetree het en betrokke was by die verskillende gebeurtenisse wat hier beskrywe word. Hy was getroud met Elizabeth Jacomina Maree, is in Swellendam gebore en was 'n landbouer van beroep.

Na aanleiding van 'n opmerking wat komdt. Viljoen kort vantevore op 'n byeenkoms in Morico gemaak het naamlik dat hy sou ry om „de predikanten om te keeren", het H. P. P. Lemmer, C. Blignaut, H. van den Berg en J. van Niekerk intussen onrustig begin word dat die predikante nie op 12 Augustus op Koedoesfontein opgedaag het nie

en het toe besluit om hulle tegemoet te ry. Nadat hulle by „Mr." Snow koffie gedrink, 'n godsdiensoefening onder leiding van prop. Jooste bygewoon en toe gaan eet en rus het, het hulle almal op die hoë stoep van die Snow-woning gaan sit. Terwyl hulle daar gesit en gesels het, het komdt. Jan Viljoen te perd daar aangekom, vergesel van George Viljoen, A. Meintjies sr., R. van der Linden, P. van den Berg, P. van Staden, P. Swanepoel, A. van Staden en P. Meintjies, 'n bietjie later gevolg deur Lemmer, Blignaut en Van den Berg wat reeds die vorige dag na ds. Cachet gaan soek het.

Van hierdie tweede ontmoeting tussen ds. Cachet en komdt. Viljoen in Marico het prop. Jooste die volgende vertel: Jan Viljoen kwam later met eenige manschappen ook by Snow aan, waaruit weder een spectacle voortsproot, tegen den heer Cachet dien hy vloekte en tegen wien hy raasde. Hy beval ds. Cachet om dadelik weg te gaan; herhaaldelyk sprong hy naar ds. Cachet om hem te slaan met een sjambok maar hy werd door eenige personen vast gehouden. Hy dreigde het huis te ondergraven indien hy daar nog bleven."

In „Een kort verhaal" het die drie predikante vertel dat hulle van Hans van den Berg verneem het dat komdt. Viljoen kort voor sy vertrek na Koedoesfontein 'n „slaanding" gevra het waarmee hy Cachet kon slaan en het vir die doel een besondere sambok uit die aangebodenes uitgesoek. By dieselfde geleentheid het Albert Meintjies sr. glo gesê dat hy Cachet uitmekaar gaan skeur. Toe komdt. Viljoen die woning van Snow genader het, het hy gevra: „Waar is konstabel Cachet?". „Hier ben ik", het ds. Cachet bo van die stoep af geantwoord. Daarop het komdt. Viljoen, „vreeselyk woedend", die stoeptrappe opgestap en wou ds. Cachet te lyf gaan maar is deur sy vriende vasgehou. Hy het weer 'n keer ds. Cachet vir 'n „verdomde Hollander" uitgeskel en hom beveel om te vertrek, weer 'n keer mense geroep om ds. Cachet op 'n perd vas te bind, geweier dat die wa kom, gesweer en hulle verbied om kerk te hou. Komdt. Viljoen wou herhaaldelik op Cachet afstorm. Ds. Cachet het later vertel dat hy daardie oggend min gepraat het en rustig op die stoep gesit en koffie drink het! Ds. Cachet het nietemin vir homself as burger van die Republiek 'n „vry wagenpad" en vir „de andere broeders als Britsche onderdanen" ook die vryheid om ongesteurd godsdiensoefeninge te hou, geëis.

Diegene wat saam het komdt. Viljoen op Koedoesfontein opgedaag het, het later ingestem om die wa te laat kom indien Cachet-hulle wou belowe om nie op Sondag op die bepaalde plek by Van den Berg kerk te hou nie maar direk na Hartebeestfontein te ry. Hulle het baie met prop. Jooste oor hul voorwaardes gesels maar sowel hy as ds. Cachet het geweier om beloftes te maak „en eischen vryheid onder de wet des lands". Hulle het later vertel dat komdt. Viljoen steeds woedender geword het, wou op een stadium met sy perd op die hoë stoep kom en „greep zich in de wangen en zwoer by den Heer op gruwelyke wyze". Hy het Snow gelas om toe te sien dat Cachet en Jooste voor die aand vertrek. So nie, sou hy terugkom en die huis van Snow „ondergraven", „dreigde eindelyk zich zelven te zullen doodschieten als wy niet weggingen; waarna hy onder zware verwenschingen voortreed."

**Ervaring van prop. Hofmeyer en Jan Blignaut.**

Op bevel van komdt. Jan Viljoen se mense is die wa met prop. Hofmeyer en Jan Blignaut op die oggend van 13 Augustus weer na die oostekant van Maricosdrift gestuur. Toe vasgestel is dat ds. Cachet en prop. Jooste gedurende die vorige nag te voet verder gereis het, het komdt. Viljoen en vyf van sy manne na die plaas van John Snow vertrek waar hulle later in die oggend aangekom en die „spektakel" plaasgevind het.

Deur komdt. Viljoen is verlof aan Jan Blignaut gegee dat hulle die rivier kon deurkom maar dan die linkerkantste pad na Hartebeestfontein moes neem. Blignaut het egter besluit om die bevel te verontagsaam en na die plaas van John Snow te ry. Nadat hulle omtrent 'n uur op pad was het Thys van Zyl en Van Staden met 'n bood-

skap van komdt. Viljoen by die wa opgedaag en aan hulle gesê dat komdt. Viljoen laat weet het dat indien hulle verby die plaas van Dirk Coetzee sou ry, hul osse doodgeskiet sou word. Daar het egter niks langs die pad voorgeval nie en teen vier uur daardie middag, het Hofmeyer en Blignaut met hul wa die plaas van Snow bereik.

Dieselfde aand, 13 Augustus, is daar in die woonhuis van Snow deur ds. Cachet kerkgehou en twee kinders by dié geleentheid gedoop.

**Kwaggafontein.**

Vrydagmôre, 14 Augustus, om ongeveer nege uur het die geselskap vanaf die plaas van John Snow vertrek op pad na die kerkplek op die plaas van Dirk van den Berg. J. Blignaut, H. Swart en Hans van den Berg, was, onder andere, onder diegene wat die wa vergesel het. Net na elf uur het die geselskap by „Diepdrift" aangekom en net nadat hulle die drif deurgegaan het, het Jacobus Erasmus, skoonseun van komdt. Viljoen hulle ingewag met 'n mondelinge boodskap van komdt. Viljoen om dadelik terug te keer. Ds. Cachet het Erasmus geantwoord dat hy geen mondelinge boodskap kon aanneem nie maar dat indien komdt. Viljoen iets amptelik mee te deel het, hy dit skriftelik moes doen. Daarop het Erasmus weggery en het die geselskap hul reis verder ongehinderd voortgesit tot by die woonhuis van G. Schoeman op die plaas Kwaggafontein. Hulle is gelas om stil te hou, oud-ouderling G. C. (Stoffel) Snyman het na die wa gekom en ds. Cachet gevra om 'n kort onderhoud met hom in die huis van Schoeman te voer. Ds. Cachet wou aanvanklik by die wa gesels maar die „oude man", Stoffel Snyman, het by hom aangedring om saam met hom in die huis van Schoeman te gaan. Ds. Cachet het toe ingewillig en almal het daarop in die huis gegaan. „Snyman schreeuwde zeer hard", vertel die predikante in „Een kort verhaal" sprak veel over de liefde en waarom wy geen verlof van ds. Van der Hoff of sy Kerkraad gevra het om in Marico-distrik te kom en kerk te hou. Na aanleiding van die feit dat di. Van der Hoff, Begemann en Van Warmelo in Utrecht en Lydenburg preek sonder dat ooit daaraan gedink word dat hulle verlof daartoe van die plaaslike kerkraad van ds. Cachet se Kerk behoort te vra, het ds. Cachet sy verwondering oor Snyman se vrae te kenne gegee, veral in die lig van die feit dat dit twee onafhanklike Kerke was wat in die saak gemoeid was. Oud-ouderling Snyman het daarop geantwoord dat ds. Van der Hoff die oudste predikant in die Republiek was en kon gaan waarheen hy wou. Snyman het die gesprek afgesluit deur ds. Cachet aan te raai om terug te keer en stil te bly want, het hy bygevoeg: „de officier (J. Viljoen) zit by de kraal", waar hy hom skuilgehou het.

By die aanhoor van komdt. Viljoen se naam het ds. Cachet opgestaan, gevolg deur die ander, en na buite gegaan en in die rigting van die wa begin stap. Tot hul verbasing het hulle opgemerk dat die wa uit die pad getrek en omgedraai is in die rigting waarvandaan hulle daardie oggend gekom het.

Toe hulle by die wa aankom, het komdt. Viljoen en sy manne ook daar opgedaag en Cachet op 'n baie besliste wyse beveel om terug te keer na die plek waarvandaan hulle gekom het. Hulle wou egter hul reis na die kerkplek in Klein Marico voortsit maar op bevel van komdt. Viljoen is hulle deur Pieter Viljoen en Erasmus verhinder om dit te doen.

Terwyl ds. Cachet by die osse gestaan het, het komdt. Viljoen, sittende op sy perd, skielik in die rigting van Cachet begin ry met die oënskynlike doel om hom onderstebo te ry. Cachet het uit die pad van die aanstormende perd gespring, maar komdt. Viljoen het sy perd omgedraai en vir 'n tweede keer, „als een razende", in die rigting van Cachet aangejaag gekom. Toe ds. Cachet die teuels van die perd probeer vasgryp het, het komdt. Viljoen hom met sy sambok twee houe oor die linkerskouer gegee.

In sy verklaring het prop. Hofmeyer die volgende van die sambok-insident gesê: „Daarop kwam commandant Viljoen te paard aan met een hottentot en een geweer, en trachtte ds. Cachet te overryden, waarin hy de eerste maal verhinderd werd; hy was geweldig driftig en wilde over de andere menschen heen om naar Cachet te komen, zoodat de menschen uit den weg gingen waarop hy ds. Cachet twee maal op den linker schouder sloeg met een kameelzweep met het handvat van een jagtzweep . . . Hy sprong daarop van het paard maar de menschen keerden hem. Ds. Cachet gaf hoegenaamd geen aanleiding tot den slagen. Ik zag zelf twee roode dikke streepen op den linkerschouder van ds. Cachet . . ."

Prop. Jooste het in sy verklaring die volgende oor die insident by die huis van Schoeman op Kwaggafontein gesê: „Op den plaats van Schoeman kwam commandant Viljoen weder by ons te paard met een hottentot die een geweer droeg, hy sloeg daar den heer Cachet met een bost van een horse whip met een zweep er aan en drong herhaaldelyk met zyn paard op hem aan; hy sloeg hem twee maal zoo hard als hy kon. Ik zag de teekenen op den linker schouder van ds. Cachet. Viljoen was vreeselyk driftig, ik meen dat Viljoen twee maal getracht heeft om ds. Cachet te overryden . . ."

Ds. Cachet het self ook die gang van sake op Kwaggafontein beskrywe: „Terwyl myn wagen op gezegde plaats van Schoeman geweldadig verhinderd werd voort te gaan en ik digt by de ossen stond, stormde Jan Viljoen, te paard zittende op my los, met het kennelyk doel om my te overryden; dat ik, nadat ik weinig uit den weg gegaan was om niet te worden overreden, Jan Viljoen voor de tweede maal op my aanreed met het kennelyk doel om my te overryden; dat commandant Jan Viiljoen toen hy voor de tweede maal my wilde overryden, en ik om dat te ontwyken en by zelfverdediging den toom van zyn paard greep my twee slagen met zyn sambok of horse whip heeft toegebracht op den linker schouder waardoor my geen geringe ligchamelyke pyn is toegebracht en ik in myn eer gekrenkt ben . . ."

Op 15 Augustus het M. S. Joubert, Assistent-Veldkornet van die Malopo-wyk op die plaas Buffelshoek op skrif gestel dat ds. Cachet 'n verklaring voor hom afgelê het dat hy sedert Woensdagmiddag, 12 Augustus, onophoudelik deur komdt. Viljoen „onophoudelik bedreigd, gescholden, gevloekt, in zyne reis verhinderd en verder geweldadig behandeld is", en dat op die plaas van Schoeman komdt. Viljoen sonder enige provokasie hom wou omver ry „en te paard zittende op hem (ds. Cachet) is afgekomen en hem met een sambok twee slagen over de linker schouder heeft gegeven en daarna verdere geweldadigheden heeft gepleegd." As getuies het benewens Hofmeyer en Jooste, P. J. Lemmer, J. H. Blignatu en H. A. Swart ook geteken, terwyl R. F. van Niekerk sy merk as getuie gemaak het.

Marthinus Joubert, die Assistent-Veldkornet het ook verder verklaar dat hy die vorige aand en op die oggend van 15 Augustus die linker skouer van ds. Cachet ondersoek het „en daarop duidelyk de striemen gevonden heb van twee zeer onlangs toegebragte sambokslagen. De striemen waren gisteravond roodachtig en heden ochtend paarsch kleurig-blaauw. Dit zyn de slagen, volgens omstaande verklaring, door commandant Viljoen hem toegebragt."

Nadat komdt. Viljoen ds. Cachet die twee sambokslae toegedien het, het die ondersteuners van die kommandant vorentoe gehardloop en hom vasgehou, terwyl ds. Cachet op die wa geklim, daarop gaan sit en die aanwesiges tot sy getuies geroep. Op daardie stadium het Jan Blignaut en H. Swart die tou gevat terwyl komdt. Viljoen nog nie tot bedaring gebring kon word nie.

Toe hulle reeds almal voor in die wa gesit het, het Petrus Viljoen en Koos Erasmus na die wa toe gekom en ds. Cachet gevra om niks verder te sê nie en dat hulle sou probeer om hul vader tevrede te stel. Ds. Cachet het ingestem op voorwaarde dat hulle dan hul reis ongehinderd voortsit. Viljoen en Erasmus het daarpo 'n paar oomblikke met hul vader gaan praat, toe teruggekom en die tou uit die hande van Jan Blignaut en Swart probeer trek. Toe ds. Cachet dit sien, het hy aan oud-ouderling Snyman gesê dat hy hulle met verraad van hul pad gelok het. Prop. Jooste het komdt. Viljoen nog 'n keer daaraan herinner dat hy en prop. Hofmeyer Britse onderdane was wat hy op geweldadige wyse verhinder het om hul reis voort te sit. Toe Cachet-hulle tot die besef gekom het dat niks help nie, het ds. Cachet Jan Blignaut gevra om die tou te los, en terselfdertyd hom en hul destydse wadrywer, Roelof van Niekerk gevra om op die wa te klim, wat hulle dan ook gedoen het.

Met wa en al is hulle toe gevange weggevoer. 'n Hottentot het hul naturelle-wadrywer vervang. Agter hulle het komdt. Viljoen, oud-ouderliing Stoffel Snyman, Petrus Viljoen en Jacobus Erasmus en nog 'n aantal ander manne te perd aangery gekom.

Ds. Cachet-hulle is eers vervoer na die plaas van oud-ouderling Stoffel Snyman, wat ook op 'n gedeelte van Kwaggafontein gewoon het, waar hulle gevra is om af te klim, wat egter deur hulle geweier is.

**Kafferskraal.**

Daarna is hulle geneem na die plaas Kafferskraal van Nicolaas Basson. Daar is uitgespan en terwyl komdt. Viljoen en sy manne in die huis van Basson gegaan het, het Cachet-hulle in die wa bly sit. Erasmus het hulle gevra om af te klim, wat hulle egter geweier het. Hulle wou ook nie koffie drink nie aangesien hulel hulleself as prisoniers beskou het. 'n Rukkie later het Petrus Viljoen vir Swart gevra om af te klim aangesien hy privaat met hom wou gesels. Swart het egter geantwoord dat hulle almal saam prisoniers was en dat wat hy vir hom te sê gehad het, hy voor almal moet sê. Sodoende het hulle in die wa bly sit.

**Buffelshoek.**

Na 'n lang oponthoud op die plaas van Basson, is weer 'n keer ingespan en is hulle teruggebring langs dieselfde pad waarmee hulle gekom het onder begeleiding van Petrus H. Viljoen, Jacobus P. Erasmus en 'n derde persoon. Hulle het een geweer by hulle gehad wat hulle beurtelings gedra het. Na 'n uur se ry, het hulle Piet Lemmer, wat hulle kom soek het, in 'n kar ontmoet. 'n Briefie is aan hom gegee, geskrywe deur komdt. Viljoen, sy neef, op Kafferskraal waarin gemeld is dat hy die leraars aan hom stuur en dat hy moes sorgdra dat hy geen verdere moeilikhede of ergenisse kry nie. Die begeleiers, Viljoen en Erasmus, het Cachet-hulle toe meegedeel dat hulle almal op die kar van Lemmer kon klim aangesien hulle bevele gekry het om hulle aan Lemmer af te gee. Toe hul geen besliste antwoord kon kry op hul vraag of hulle dan vry is, het hulle geweier om die wa te verlaat, terwyl Piet Lemmer ook geweier het om hulle te ontvang. Daarop het Lemmer weggery en het die wa sy reis verder voortgesit. Op daardie tydstip het dit begin donker word. Hulle wou die Hottentot-wadrywer nie toelaat om op die wa te ry nie en hy moes toe noodgedwonge te perd die osse aandrywe. Hy het die osse toe op so 'n wyse aangejaag dat hulle bevrees geword het dat 'n ongeluk met die wa sou gebeur. Hulle het toe gevra om van die wa te klim en te voet die wa te volg. Naby die woning van Piet Lemmer op die plaas Buffelshoek het hulle egter weer op die wa geklim. By Lemmer se woning het hulle baie van hul vriende teengekom.

Nadat uitgespan is, het Erasmus aan hulle gesê dat hulle maar moes afklim, wat hulle nie wou doen alvorens hulle ontslaan is van die arres wat op hulle geplaas is. Intussen het mev. Lemmer koffie na die wa gestuur en het hul vriende met hulle kom praat. Na 'n lang wag, het hulle 'n ontslagbriefie van P. H. Viljoen en J. P. Erasmus ontvang gedateer Buffelshoek, 14 Augustus 1868. Daarin is die prisonierskap van die drie predikante afgeneem en hul vryheid aan hulle gegee. Daarop het Cachet-hulle in die huis van Lemmer gegaan en die brief van komdt. Viljoen, wat ook op 14 Augustus geskrywe is, gelees. Daarin het hy „Kazet" gelas om die wyk sonder versuim en verdere moeilikhede te verlaat „en dat ge U na dezen nimmer weder in Marico sal begefen om ferdere moeyelykheyt te fer oor saaken." Indien hy nie aan die bevel voldoen nie, sou hy die gevolge moet dra.

Vrydagaand en Saterdagmôre het ds. Cachet sy gewonde linkerskouer aan assistent-veldkornet Joubert gewys, wat 'n verklaring daaroor opgestel het.

Saterdagoggend, 15 Augustus, het ds. Cachet-hulle, vergesel van vriende en geesgenote, met vyf ossewaens vanaf Buffelshoek na die kerkplek op die plaas van Dirk Johannes van den Berg vertrek. Daar het hulle verneem dat komdt. Viljoen reeds vroeg die oggend op dieselfde plaas was, maar alleen en sonder enige gevolg. Saterdag en Sondag is godsdiensoefening gehou vir 'n „aanzienlyke vergadering". By die geleentheid is „De Nederduitsch Gereformeerde Gemeente van Mariko" gestig, ouderlinge en diakens in hulle onderskeie ampte bevestig en tien kinders gedoop.

Op die stigtingsvergadering op die plaas Vergenoeg 46, is Dirk Johannes van den Berg as ouderling gekies en Petrus Johannes Lemmer en Jan Hendrik Blignaut as diakens.

Ds. Cachet en sy geselskap het die plaas Vergenoeg, waar die dorp Jacobsdal binne die volgende paar jaar sou ontstaan, op Maandagoggend verlaat, daardie aand by diaken Piet Lemmer van Buffelshoek geslaap en Dinsdagmôre die reis na Hartbeesfontein voortgesit. Langs die pad het ds. Cachet nog twee kinders gedoop, Woensdagaand is 'n erediens op die plaas Grootfontein gehou en Maricodistrik op Donderdagoggend, 20 Augustus verlaat.

Nadat verklaring op 28 Augustus 1868 voor landdros W. James Otto deur Cachet, Jooste en Hofmeyer afgelê en die voorlopige ondersoek vir 25 Desember bepaal is, is die aanklag teen komdt. Jan Viljoen vir een of ander onbekende rede nooit verder gevoer nie en het die saak doodgeloop. Dit is baie jammer dat die saak nooit verhoor is nie want nou bestaan daar net die verklarings van die aanklaers in die saak en is daar geen spoor te vind van die verweer van komdt. Jan Viljoen en sy mense nie. Bygevolg gee bostaande verhaal van die gebeurtenisse op die dae vanaf 12 tot 14 Augustus 1868 'n ietwat eensydige beeld van die gang van sake en word die optrede van komdt. Viljoen in donker kleure geteken. By gebrek aan verklarings en getuienis wat sy kant van die saak sou stel, sal daar dus nooit 'n objektiewe en onpartydige weergawe van die gebeurtenisse op Driefontein, Koedoesfontein, Kwaggafontein, Kafferskraal en Buffelshoek op die dae vanaf 12 tot 14 Augustus 1868 op skrif gestel kan word nie. Dit het egter sy waarde dat lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk vir die eerste keer kennis neem van die inhoud van die verklarings van ds. Cachet en proponente Jooste en Hofmeyer wat vir meer as 'n eeu in die argief van die Landdros van Potchefstroom verskuil gelê het en hiermee vir die eerste keer openbaar gemaak word. Een kort verhaal van het hetgeen ons wedervaren is in het district Mariko, Z.A.Republiek, van de 12de tot 18de Augustus 1868" deur Cachet, Jooste en Hofmeyer", wat hulle op 28 Aug. 1868 op Potchefstroom onderteken het, was egter tot op datum in brosjurevorm vrylik beskikbaar.

**Ervaring van ds. Andrew Murray jr., November 1850.**

Dit is 'n merkwaardige feit dat ds. Andrew Murray jr. van Bloemfontein vanweë sy politieke gesindheid in November 1850 ook deur die Hervormde lidmate van Marico aangehou is. Hyself het as volg daaroor geskrywe: „Woensdag (19-11-1850) reden wy ongeveer zes uur te paard (vanaf die kerkplek in die Zwarte Ruggens) zuiver westwaarts naar de Morikwa, en hadden de volgende dag (20 November) zowat vyf uur gereisd, toen wy (d.w.s. **ds. Murray** en **diakens J. F. (Frans) Schutte en Casper J. H. Kruger** van Magaliesberg) onverwacht aangehouden werden toen wy tot binnen omtrent een uur van de kerkplaats waren gekomen. Men berichtte ons dat ik niet toegelaten zou worden, verder te gaan, alvorens ik van myzelven rekenschap had gegeven. Myn kerkraadsleden baden dat men my tenminste toelaten zou, naar de kerkplaats te gaan, doch dit verzoek werd geweigerd. Ik werd dus als een soort gevangene beschouwd. De inwoners van de woning waren echter zeer vriendelik, ofschoon de huisbaas ervoor bedankte, godsdienstoefening die avond te laten houden, die derhalwe plaatsvond in de tent van **Gottfried Mocke.** In de loop van de avond kwam **Adriaan Stander** aan, in wiens naam wy aangehouden geworden waren, en van hem vernamen wy dat het zonder zyn bevel of toestemming was geschied. Daar echter velen verwacht werden de volgende dag by myn onderzoek tegenwoordig te zyn, verzocht hy my te blyven. Ik nam derhalve des anderen daags myn plaats op de wagenkist in, terwyl een veertigtal Boeren rondom stond om my onder verhoor te brengen. **A. Brakel** werd tevoorschyn gehaald, en allerlei dwaze bewysvoeringen aangaande noodzakelykheid van uit de Antichrist uit te komen werden aangevoerd als bewys dat ik van onder de Engelse regering uitkwam naar deze zijde van de Vaal-rivier. Met zulke lieden te argumenteeren was natuurlik onmogelik, en nadat ik sommige van hun vragen had beantwoord, legde ik eenvoudig het doel van myn overkomst bloot, en liet ze voorts daar, om zich op een ingebeelde overwinning te beroemen. Het meederdeel van de mensen was volkomen tevreden, en zy die wiegerden naar de diensten te komen waren weinig in getal. Ik gevoelde my geheel kalm, doch de twee kerkeraadsleden van de Magaliesbergen waren erg verontwaardigd. Wy vernamen later dat zy ten volle besloten waren, ons terugtezenden; een brief was ook al aan de veldkornet verzonden, hem meldende dat hy ons niet moest overbrengen. Hun oogmerk zouden zy dan ook bereikt hebben, ware het niet dat **Stander** met zulk een sterke party er aangekomen was."

Dit was reeds Vrydagmiddag, 21 November, toe hulle die kerkplek, die „buitenplaats" van **J. C. (Hans) Steyn** bereik het. Hy verwys na die klein omvang van Maricodistrik, dig bevolk op die oewers van die rivier ;mooi bebos, maar 'n bietjie te veel deur die berge ingesluit en bygevolg bedompig; die baie inwoners in die betreklike klein gebied was, volgens ds. Murray, „meestal uit de rusteloze klasse." Meer as 200 mense het sy dienste bygewoon, 63 kinders is gedoop en uit 30 voornemende katkisante is 14 aangeneem. Aangesien die mense in so 'n „rusteloze toestand" verkeer het, het hy geen Nagmaal gehou nie maar op Sondag, 23 November drie keer eredienste gehou. Op Maandag is weer 'n keer 'n openbare debat gehou met **Paul Roos, Stoffel de Wet** en **Jakob Erasmus** as die woordvoerders van die Jerusalem-trekkers of Jerusalem-gangers, wat destyds 'n heel besondere verskynsel in Swartruggens, Marico en later in Waterberg was.

## 14. DIE NAWEË VAN DIE KERKVERENIGING.

Nadat die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk met dié van die Nederduitsch Gereformeerde Kerk op 4 Februarie 1885 saamgesmelt het ,het die verskillende Kerkrade in navolging van die Algemene Kerkvergaderings ook saamgesmelt. In Marico het die saak ook so verloop en het die samesmelting van die twee plaaslike Kerkrade op 8 Junie 1885 tot stand gekom. In 1886 is proponent S. J. van der Spuy beroep en op Heidelberg deur ds. Van Warmelo gelegitimeer. Daarna is hy op 26 Julie deur ds. C. W. du Toit van Potchefstroom in die Nederduitsch Hervormde Kerkgebou op Zeerust georden terwyl hy sy intrek in die pastorie op Zeerust geneem het.

Ds. Van der Spuy het hom beywer vir die naam Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk as naam vir die verenigde Kerk wat 'n afwyking was van die grondslae waarop die Kerkvereniging tussen die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk in 1882 in beginsel beslis is, naamlik dat daar mettertyd alleen tussen Nederduitsch Hervormd en Nederduitsch Gereformeerd as toekomstige naam van die verenigde Kerk gekies mag word. Die naamkwessie sowel as ander oorwegings het daartoe gelei dat lidmate van die vroeëre Nederduitsch Hervormde Gemeente bekommerd en ontevrede begin raak en memories oor die aangeleentheid begin opstel het. Op 2 April 1888 is 'n deputasie na die Kerkraad gestuur om teen die vasstelling van die naam van die verenigde Kerk te protesteer.

Nadat die Algemene Kerkvergadering van die verenigde Kerk op 10 Mei 1889 besluit het om die naam Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk as die amptelike naam van die verenigde Kerk vas te stel, het die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) besluit om hom finaal aan die Kerkvereniging te onttrek. Terselfdertyd het die gemeente besluit om 'n Kommissie van Beheer te kies wie se taak dit was om toe te sien dat die kerklike eiendomme nie vervreem sou word nie. Die Kommissie van Beheer het bestaan uit F. J. (Vaal Frans) Joubert as Voorsitter, J. W. Viljoen jr. as Sekretaris, C. D. Weyer sr., J. H. Snyman, F. A. Jacobs, J. J. Joubert en J. H. Montgomery. Op 4 September 1889 is 'n groot samekoms van die gemeente, onder voorsitterskap van F. J. Joubert, ingelig oor die werksaamhede van die Kommissie van Beheer tot op daardie datum. Volksraadslid P. T. van Staden het 'n deeglike oorsig van die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk gegee, terwyl Diederik J. Coetzee, skenker van die kerkgronde, Dewald Bodenstein van Ventersdorp en R. C. van Broekhuizen ook die woord gevoer het.

In opdrag van die gemeentevergadering is ds. Van der Spuy versoek om die sleutels van die kerkgebou en die ander eiendomme van die Nederduitsch Hervormde Gemeente aan die Kommissie van Beheer af te gee, wat egter geweier is.



Ds. M. J. Goddefroy.

Daarna is ds. M. J. Goddefroy van Pretoria, die „eerste predikant van ons weer-opgerigte Kerk", uitgenooi om op Zeerust te gaan kerkhou. Hy het op 3 Januarie 1890 op Zeerust aangekom, maar omdat die sleutels van die kerkgebou nog in besit van ds. Van der Spuy was, moes kerk op die Kerkplein onder bokseile gehou word. 'n Kerkraad is gekies terwyl 47 kinders gedoop is en 25 jongmense belydenis van hul geloof afgelê het. By dieselfde geleentheid is R. C. van Broekhuizen, 'n broer van die latere dr. H. D. van Broekhuizen, as Skriba van die Kerkraad gekies. Sy werk as Skriba is besonder hoog waardeer.



R. C. van Broekhuizen, broer van die latere bekende dr. H. D. van Broekhuizen, wat in 1890 Skriba van die gemeente geword en belangrike werk as ampsdraer van die gemeente gedoen het.

Die naweek van 18 tot 20 Julie 1890, het ds. Goddefroy Zeerust weer 'n keer besoek en soos in Januarie, is weer onder bokseile kerkgehou. Die ontevredenheid by die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente het intussen egter meer en meer opgelaai en op Vrydagaand 18 Julie 1890, is een van die deure van die kerkgebou oopgemaak, nadat vasgestel is dat dit maklik kon geskied, en het die Kommisie van Beheer ingegaan en die kerkgebou formeel in herbesit geneem, terwyl al die deure van die kerkgebou die volgende dag van nuwe slotte voorsien en die pleisterklei waarmee die hoeksteen met die opskrif Nederduitsch Hervormde Kerk toegepleister was, verwyder is.

'n Lasbrief wat deur die Waarnemende Landdros, eers aan die Kommissie van Beheer, en toe aan die Voorsitter, F. J. Joubert, op 19 Julie bestel moes word en waarin „een eigelyk" gelas is om hulle dadelik uit die kerk-

Links: Ds. M. J. Goddefroy, een van die belangrikste figure in die Nederduitsch Hervormde Kerk.




Zeerust-dorp ten tye van die Kerkvereniging. Foto omstreeks 1888 deur H. F. Gros geneem en toon die ou kerkgebou regs op foto.

gebou te verwyder, is geïgnoreer. Ook die arrestasie van sekere leidende kerkraads- en gemeentelede wat die balju moes uitvoer op Saterdagaand, het op niks uitgeloop nie. Onder dié ongelukkige omstandighede is die Nagmaal op 20 Julie nie bedien nie.



C. J. Weyer, wat in die tagtiger en negentiger jare 'n rol in die gemeente gespeel het.

Op Maandag 21 Julie, is 'n memorie, onderteken deur 282 lidmate, aan die Uitvoerende Raad op Pretoria gestuur. Die bekende kommandant Jan Viljoen, was die eerste ondertekenaar. 'n Kommissie van Ondersoek is onmiddellik deur die Regering aangestel om die geskille op Zeerust te ondersoek. Die Kommissie, waarvan die latere genl. J. H. de la Rey een van die lede was, het op 28 Julie die verteenwoordigers van die twee gemeentes ontmoet. Na onderhandeling is besluit om die saak op 'n vriendskaplike wyse voor die Hooggeregshof in Pretoria te bring. Die Regering het vooraf sy gewilligheid te kenne gegee om aan die verlorende party vier erwe op Zeerust te skenk.

'n Maand na hierdie ooreenkoms het die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Zeerust, van die ooreenkoms afgewyk en by die Hooggeregshof aansoek gedoen om die kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente te ontneem en dit in sy besit te stel. Gevolglik is 'n dagvaarding uitgereik op sekere verteenwoordigers van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico. Die saak wat op 10 Februarie 1891 in die Hooggeregshof op Pretoria voor regter J. G. Kotze gedien het, is deur die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente verloor en die gemeente moes boonop ook nog alle koste betaal.

Pogings wat daarna in 1891 en die jaar daarna in die werk gestel is om tot 'n skikking te geraak, het misluk.

Het transport van eigendomsrechten volgens voorstel zal een aanvang mede genomen worden onmiddelijk na teekening van deze Akte; verder zal de opgenoemde schikking in alle deelen voltooied worden door het overhandigen van documenten enz.

Voor de behoorlijke nakoming van de voorwaarden en conditien van bovenstaande schikking, verklaarde de Comparanten ten deze te verbinden in hunne opgenoemde hoedanigheden hunne personen goederen in verband als naar rechten competeert.

Aldus gedaan en geteekend te Zeerust op dag, maand en jaar eerst voorschreven in tegenwoordigheid der hieronder geteekende getuigen.

Als Getuigen.

1. [signature]

2. [signature]

Comparanten ter eenere zijde.

Comparanten ter andere zijde.

Voor mij

Waarnemend Landdrost te Zeerust. Z. A. R.

CERTIFICAAT.

Ik de ondergeteekende Marthinus Elebertus Gey Wd. Landdrost te Zeerust, certificeer mits dezen dat ter dezer plaatse zich geen gelicenteerden Notaris Publiek en als zulks practiseerende bevindt, weshalve bovenstaande Akte van Schikking voor mij is gepasseerd en door mij is onderteekend in mijne capaciteit als waarnemend Landdrost.

Gegeven onder mijne hand en ambtszegel heden den zevenden dag van Mei 1895.

Wd. Landdrost.

Landdrost Kantoor
Zeerust. Z. A. R.

7. Mei. 1895.







Voor waar Copie v.h. Origineel
Wd. Landdrost

Nadat die Hooggeregshof in die Trichardtsfonteinse Kerksaak op 5 Junie 1893 beslis het dat die Kerkvereniging ultra vires was, en uitspraak ten gunste van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Trichardtsfontein gegee het, was die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Zeerust, net soos die ander verenigde gemeentes, ook geneë om te skik. Die Hooggeregshof het van die standpunt uitgegaan dat 'n Kerk 'n universitas, 'n sedelike liggaam is, wat alleen met toestemming van al sy lede opgehef kan word, in teenstelling met 'n societas, 'n vennootskap of maatskappy, wat wel met 'n meerderheid van stemme ontbind kan word. Die Kerkraad kan as trustee van die gemeente, wat eienares van die kerklike goedere is, hierdie kerklike goedere nie aan 'n ander liggaam oormaak nie.

Volgens die skikking wat in April 1895 tot stand gekom het, sou die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico al die kerklike eiendomme asook die kerklike boeke kry. Die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Zeerust, het die pastorie gekry, maar moes daarvoor R400.00 aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente betaal asook afstand doen ten gunste van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van een van die vier erwe wat die Regering die vorige jaar aan die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente gegee het.



P. T. van Staden en eggenote. Hy was een van die belangrike figure in die kerklike, maatskaplike en politieke lewe van Marico in die tweede helfte van die vorige eeu. Die naam P. T. van Staden kom reeds voor in die tyd van die Natalse Volksraad.

**Vertelling oor die Kerkvereniging deur ds. P. J. J. Venter.**

Nadat bostaande kort, feitelike relaas oor die naweë van die Kerkvereniging en ander hoofstukke oor die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust op skrif gestel is, het die skrywer hiervan 'n vriendelike versoek aan ds. P. J. J. Venter gerig om sy herinnerings oor die gemeente en sy mense op skrif te stel. Daarna het ds. Venter 'n waardevolle manuskrip van veertig getikte bladsye tot die skrywer se beskikking gestel. Die grootste gedeelte van die manuskrip bevat outobiografiese materiaal met die opmerking dat dit nie vir publikasie bedoel

Links: Slot van die skikkingsooreenkoms, April 1895. Let op die handtekeninge van die destydse leidende kerkraads- en gemeentelede. Van toe af het veral oudl. J. C. (Oom Hansie Meerkat) Coetzee sterk op die voorgrond begin tree.



Ds. P. J. J. Venter, tans predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Vredefort, verteller van die insident uit die tyd van die Kerkvereniging. Hy en mev. Venter woon reeds vir geruime tyd op Parys. Ds. Venter sal steeds onthou word as die eerste student wat die teologiese kursus aan die ou T.U.K. onder leiding van prof. dr. Greyvenstein voltooi het.

is nie. Die kostelike, outobiografiese gedeelte word voorafgegaan deur 'n paar bladsye met as opskrif: **Wat my vader my vertel het, aangaande die Kerkvereniging."** Hieroor vertel ds. Venter as volg:

„My vader, Jacobus Philippus Benjamin Venter, seun van Pieter Johannes Jacobus Venter en Anna Christina Venter, gebore Blignaut, en my moeder Susanna Jacomina Venter, gebore Van Wyk, dogter van Johannes Hermanus van Wyk en Maria Gezina Christina van Wyk, gebore Grobler, . . . is aangeneem deur ds. S. J. van der Spuy in 1889.

„Met die Kerkvereniging het Oupa en Ouma van Wyk daarby gebly, maar met die onttrekking van die Nederduitsch Hervormde Kerk, het Oupa en Ouma Venter en my ouers weer dáárby gebly as lidmate van dié Kerk.

„Ek het ds. Van der Spuy nog in my kinderjare ná die Driejarige Oorlog baie gesien en hoor preek, ook op die plaas Kafferskraal 214, omdat Oupa van Wyk een van sy ouderlinge was.

„Nieteenstaande die wrywings, ook ná die uitmekaargaan van die twee Kerke, het ds. Van der Spuy tog die respek van die Hervormers behou. Met sy jaarlikse huisbesoek het hy sy vorige lidmate, wat hulle by die Nederduitsch Hervormde Kerk geskaar het, nie verbygegaan nie want vir jare lank na die uitmekaargaan was die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust herderloos. Maar sover ek weet het ds. Van der Spuy nooit dié lidmate probeer terugwin nie. Hy het hulle uit vriendskap en om

sielsbelange besoek. Hy het my ouers in die huwelik bevestig op 20 Desember 1891.

„Die ontbrandingsvonk wat die skeiding op Zeerust veroorsaak het, was as volg: Op die plaasdorpie Jacobsdal, omtrent tien of twaalf myl suid van Zeerust, naby die pad na Lichtenburg, het die berugte ds. J. P. Jooste, predikant van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente Potchefstroom, 'n aartsvyand van die Nederduitsch Hervormde Kerk, 'n gemeente bestaande uit Kaapse Kleurlinge gestig. Soos bekend het die Kleurlinge deur toedoen van die Kaapse Regering gedurende die negentiende eeu lidmate van die Kaapse Ned. Geref. Kerk geword. Omdat daardie Kerk egter nog klein was in die Zuid-Afrikaansche Republiek, waar die Nederduitsch Hervormde Kerk die oorwig gehad het, . . . is vir die Kleurlinge apart voorsiening gemaak.

„Gedurende 1889, toe die skeiding van die Nederduitsch Hervormde en die Ned. Herv. of Geref. Kerk al in die lug gehang het — ek meen dit was teen die einde van daardie jaar — het dit gebeur dat met 'n nagmaalsviering die lidmate van die Jacobsdalse Kleurlinggemeente ook hul opwagting gemaak het om deel te neem aan die Nagmaal, wat in die kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente gehou sou word. Kort vóór daardie Nagmaal het oom Hendrik Beukes van die plaas Zandsloot in die Bosveld, op togry na Kimberley gegaan.

„Volgens die gewoonte van daardie tyd het die transportwa eerder vertrek en het die Oumense met die sogenaamde „veerwa", getrek deur muile of vinnige, uitgesoekte osse — gewoonlik vier — agterna gekom en het dan die transportwa so 'n dag of wat vóór die eindbestemming ingehaal. Die „veerwa" was 'n ligte voertuig, omtrent soos ons vandag 'n „trollie" ken, voltent en net lank genoeg om 'n wakis voorop en 'n dubbelbed te bevat. Die bed het gewoonlik aan toue gehang om die skokke op te vang, omtrent twee voet van die bok- en vloerplanke af. Onder die bed is dan plek gemaak vir klerekiste, mondprovisie en vuurmaakhout. 'n Klein kaffertjie het saamegery.

Oom Hendrik Beukes en sy vrou was in die waentjie, saam met die touleiertjie. Tussen Zeerust en Ottoshoop gaan die pad oor 'n heuwelrug, wat ons as „Windheuwel" ken. Langs die pad staan die „bloubos" dig. Skielik het daar uit die bosse 'n familie kleurlinge uitgekom. Die muile, wat oom Hendrik se veerwa getrek het, het geskrik. Nouja, 'n ordentlike muil skrik omtrent vir enige ding en die insident is as natuurlik beskou. Maar, soos baie klein dingetjies in die lewe later onverwags op die legkaart inpas, so was dit ook met hierdie geval.

„Toe oom Hendrik terugkom van die togry af, op sy pad deur Zeerust, kom hy op die bepaalde nagmaalsviering af en besluit om daar oor te bly. Die kerkgebou het nog nie banke gehad nie en almal het hul stoele ingedra vir die dienste. Net voordat die nagmaalsdiens begin, kom die Kleurlinggemeente toe die Kerk binne want hulle het van ds. Jooste gehoor dat die Kerke nou verenig is en omdat hulle ook lidmate van die Ned. Geref. Kerk

was, het hulle daardie nagmaalsviering gaan bywoon in die kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente, wat nooit „gelykstelling" sou en wou gedoog nie. Toe oom Hendrik hulle sien inkom, staan hy regop en sê hardop: ‚Alla magtig, moet ek in dieselfde Kerk sit met mense waarvoor my muile skrik?!' Hy sê toe vir sy vrou: ‚Kom ons loop!' en by die woord voeg hy ook die daad, vat hul stoele en stap die Kerk uit en word deur al die Hervormers gevolg, sodat die Kerk byna leeggeloop en net die Kleurlinge en aanhangers van die Kerkvereniging bly sit en Nagmaal geneem het. Toe ds. Goddefroy toe vir die tweedemaal Zeerust besoek en die Kerk se sleutel weer geweier word met die voorwendsel dat die Hervormers self die geleentheid laat verbygaan het om Nagmaal te ontvang . . . het die maat tot oorlopens toe vol geword. Die breekpunt was daar.

„Die Kerkraad het in groepies rondom die Kerk gestaan en ds. Goddefroy het saam met die grootste groep vlakvoor een van die hoofingange gestaan. Oom Hans Snyman van Kwaggafontein was een van hulle en vertolk die versugting van almal deur te sê dat hulle uit hul eie Kerk geweer word. Op daardie oomblik kom tante Hannie Labuschagne, 'n suster van my ouma Van Wyk, uit haar tent daar vlakby. My vader het daarby gestaan en gesien dat tante Hannie net die vuurkole in die „tessie" onder die koffieketel (met die kraantjie) ingesit het, toe oom Hansie Snyman sé praat. Haastig kom sy orent, slaan haar swart „kappie" vóór op en stap na die mans — die kerkraadslede en ds. Goddefroy — en sê vir hulle: ‚As Barak te bang is om die volk te lei, sal Deborah dit doen!' Toe klim sy die trappe op tot by die kerkdeur, draai haar dwars, wieg buitekant toe en stamp met haar een skouer die kerkdeur dat hy krakend oopvlieg! Sy was natuurlik bekend vir haar besondere liggaamskrag en ons het gehoor dat sy 'n volsak koring speel-speel op die wa kon gooi.

„Die kerkraadslede en ds. Goddefroy staan oopmond vir die kragsvertoning. Sy loop na ds. Goddefroy, vat hom aan sy arm, trek hom na die trappe op en sê: „Gaan preek vir ons!" Toe storm die mense die Kerk binne, sommige maak die ander deure van binne af oop, en die kerkgebou stroom vol, soos stoele ingedra word en mense hul sitplekke vul.

„My vader sê dit was kompleet soos bye wat op die oorlogspad is. Intussen het ds. Goddefroy die kansel bestyg en toe dit stiller word klink sy growwe, sterk stem: ‚Wy zingen Ps. 68:1: De Heer zal opstaan tot den stryd . . . " As my vader dit vertel het, was daar trane in sy oë en mens kon sien dat hy daardie oomblik weer innig deurleef.

„Onder die diens het die balju met 'n aanmaning of dagvaarding opgedaag maar een van die ouderlinge, wat dit ontvang het, het dit op die vloer gegooi en geweier om dit aan ds. Goddefroy, vir wie dit bedoel was, te gee. Toe die diens afgesluit was, het oom Koos Eksteen — wat later lidmaat van die Nederduitsch Hervormde Gemeente geword het en baie vòòrgeskiet het om die teenswoordige Marico Koshuis vir die gemeente te koop — opgestaan en hardop, met die vinger na ds. Goddefroy gerig, en gesê dat hy vir die beskadiging en inbraak verantwoording sal doen.



Komdt. Jan Viljoen en gesin, omstreeks 1872. Die egpaar Viljoen, sowel as hul kinders, kleinkinders en agterkleinkinders het in die afgelope 120 jaar 'n belangrike rol gespeel en 'n voortreflike bydrae gelewer in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust). Dit is ook die geval met die Coetzee-, Grobler-, Van Staden-, Basson-, Seymore-, Van der Merwe-, Mans- en verskillende ander ou Maricose families. Onderste ry, van links na regs: Gesina Snyman, getr. met Martinus Viljoen; Gertina Viljoen, getr. met Corn. Engelbrecht; Maria Viljoen, getr. met Jac P. Erasmus; komdt. Joh. W. Viljoen en sy vrou, Maria C. Messer (sendelingsdogter) en Helena Joubert, getr. met Joh. G. Viljoen. Boonste ry, van links na regs: Martinus Viljoen; Corn. Engelbrecht; Lenie Jacobs, getr. met Joh. W. Viljoen jr.; Jacobus P. Erasmus (wat 'n rol gespeel het ten tye van Viljoen-Cachet-botsing, 1868); Joh. W. Viljoen jr., (Lid, Komm. van Beheer, 1889); Elsie Potgieter, getr. met Petrus H. Viljoen; Piet van Zyl; Petrus H. Viljoen; Amalia Viljoen; Hendrik Viljoen en Joh. G. Viljoen.

Intussen het daar geregsdienaars by die Kerk opgedaag en 'n posbode met 'n telegram van pres. Kruger aan ds. Goddefroy. Die gemeente het gevrees die predikant word in hegtenis geneem en het ds. Goddefroy soos 'n swerm bye omsingel, die polisie eenvoudig weggedruk en hulle belet om naby hom te kom. Oor die verdere verloop van daardie dag het oom Abraham Fourie, wat later een van my gemeentelede was, as ooggetuie die volgende vertel (net soos my vader): ,Ds. Goddefroy gee toe te kenne dat hy na die poskantoor moet gaan om op die telegram van pres. Kruger te antwoord, wat hom gevra het wat aan die gang is. Die gemeente het rondom hom gebly en hom geleide gedoen en selfs by die poskantoor die polisie buite sy bereik gehou, hom só weer teruggebring na die kerkplein en in veilige hoede gelaat.'

**Anvullende vertelling deur ouderling P. S. van Staden.**

Die vader van ouderling P. S. van Staden van Groot Marico, Jacobus Frederik van Staden, was 'n tydlank diaken van die Zeerust-gemeente en later ouderling van Swartruggens-gemeente. Die verteller, P. S. van Staden, het lidmaat van Zeerust gebly tot met die afstigting van Groot Marico. In 1947 het hy diaken geword, in 1953 Skriba en Skriba vir Registrasie, en laasgenoemde twee ampte bly beklee nadat hy in 1955 ouderling geword het. Op versoek van ds. Young het hy sy herinneringe oor die dae van die Kerkvereniging op skrif gestel. Dit is opmerklik dat sy weergawe ietwat verskil van dié van ds. Venter, veral ten opsigte van die aandeel van tant Hannie Labuschagne. Dit mag egter wees dat die deur wat sy oopgebeur het, dieselfde een was wat op daardie stadium reeds aandag van die twee Van Stadens ontvang het. Ouderling Van Staden beskryf die verloop van die gebeurtenis op die Zeerustse Kerkplein as volg:

„In die dae van die Kerkvereniging was dit 'n hewige stryd tussen die Hervormde Kerk en die Verenigde Kerk, veral oor die kerklike eiendomme.

„In die Hervormde Gemeente van Zeerust het baie dinge plaasgevind waarvan my vader, Jacobus, en sy jonger broer, Sagarias, vertel het. Hulle was in daardie dae jong ongetroude manne.

„Die Hervormers sou Nagmaal gevier het. Met ossewaens en tente was hulle op die Kerkplein. Wyle ds. Goddefroy sou die Nagmaal hou, maar die Kerk, die ou Hervormde Kerk waarop die Hervormers aanspraak gemaak het, was gesluit, seker deur ds. Van der Spuy en sy aanhang. Maar hulle het agtergekom hoe die deure gesluit was, seker met die konsistoriedeur wat 'n slot gehad het. Die ander deur was met twee yster kramme weerskante aan die koesyn vasgesit met 'n dwarshout wat in die kramme rus, sodat dit net van binnekant oopgemaak kon word. My pa, Jacobus Frederik, en sy broer, Sagarias van Staden, het dit goed bekyk en elkeen 'n tafelmes gevat. Die een het die dwarshout gelig uit die kramme en die ander het die hout afgestoot en die deure so 'n bietjie oopgestoot sodat dit duidelik sigbaar was dat die deur oop is. Intussen lê oom Vaal Frans Joubert in sy watent vir hulle en kyk. Die wa was nie ver van die kerkdeur nie en dit was nog vroeg die Saterdagmôre. Toe hulle terugstap sê oom Vaal Frans: ‚Kêreltjies, wat het julle gemaak?' Maar hulle het nie geantwoord nie. Bietjie later het al wat op die Kerkplein was — seker uit nuuskierigheid — die Kerk binnegegaan. Die Saterdagmiddag was seker Voorbereiding en Sondag Nagmaal. Terwyl oom Vaal Frans die Gebooie staan en voorlees, kom daar van die Verenigers met hoede op die Kerk binne met 'n lasbrief om ds. Godefroy te arresteer en sit dit op die Bybel wat oom Vaal Frans uit voorlees. Hy het net die Boek so gehou dat die brief op die vloer val. Ds. Godefroy het van die preekstoel afgekom, dit opgetel en weer op die preekstoel geklim. Na oom Vaal Frans sy werk gedoen het, sê ds. Godefroy: ‚Hier sal nie Nagmaal wees nie', die lasbrief geteken en dit aan ds. Van der Spuy gestuur. Wat dit ds. Van der Spuy gekos het, weet ek nie, maar dit het hom heelwat gekos . . . "

„Pres. Kruger het daarop aan die Landdros, ek meen sy naam was Hugo, telegrafies opdrag gegee om die orde te bewaar. Die staatsvertoon was daarmee tot niet en die volgende dag het die gemeente rustig in hul eie kerkgebou weer dienste gehad, hoewel sonder Nagmaalsbediening."

„Geagte Dominie", het ouderling Van Staden in 'n naskrif by sy vertelling geskrywe, „ek gee dit maar hier so goed ek nog kan onthou, daar is nog meer dinge wat ek kan onthou, soos, met wapens kerktoe gaan, maar wil dit nie bevestig nie."

## 15. DIE DIENSTYD VAN DS. JAC VAN BELKUM 1891-1898.

Uit 'n bespreking van die gemeentelike verslae wat voor die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van 1890 gelê is, het dit by monde van ouderling Esterhuizen geblyk dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente, Rustenburg, bestaande uit 529 belydende en 886 dooplidmate, begerig was om saam met Marico 'n predikant te beroep, terwyl ouderling J. W. Viljoen jr., berig het dat Marico uit 640 belydende en 802 dooplidmate bestaan het. Hy het bygevoeg dat die gemeente nog steeds getrou gebly het „aan de oude Nederduitsch Hervormde Kerk", terwyl die Kerkraad die transportakte van die kerkgrond op daardie stadium in sy hande gehad het. Verder het hy ook die hoop uitgespreek dat die twee gemeentes van Marico en Rustenburg saam 'n predikant sou beroep.

In Mei 1890, vyf jaar na die Kerkvereniging, het die Nederduitsch Hervormde Kerk bestaan uit 4610 belydende en 6446 dooplidmate. Die belydende lidmate en dooplidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico, het dus ongeveer 13% van die Nederduitsch Hervormde Kerk se belydende en dooplidmate uitgemaak.

'n Formele versoek van die Kerkrade van Marico en Rustenburg om gesamentlik 'n predikant uit Nederland te beroep, is op 27 Mei 1890 met eenparige stemme deur die Algemene Kerkvergadering toegestaan.

Ds. M. J. Goddefroy, wat in 1887 deur die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton, Middelburg en Pretoria, beroep is en wat vanaf Oktober 1887 tot 1890 in die verskillende gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk reeds 1638 kinders gedoop en 538 jongmense aangeneem het, was sterk ten gunste van die beroep van 'n tweede predikant omdat die werk vir hom te veel begin word het en die gemeentes in die uitgestrekte gebied nie behoorlik bedien kon word nie. Daarom is gevoel dat verdere verwaarlosing en agteruitgang van die gemeentes gekeer moes word. Daar is besluit dat die twee Kerkrade van Marico en Rustenburg, sodra moontlik, en in oorleg met die konsulent, ds. Goddefroy, 'n predikant sou beroep.

Tydens die Kerkviering van Julie 1890, het die Kerkraad van Marico, in opdrag van die gemeente, vervolgens besluit om in kombinasie met Rustenburg deur middel van 'n blanko beroepsbrief 'n predikant uit Nederland te beroep. Deur bemiddeling van mnr. G. Beelaerts van Blokland,



Ds. Jac van Belkum en Gesin.



Ds. G. W. Smits van Rustenburg wat vir geruime tyd as konsulent van die Marico (Zeerust)-gemeente opgetree het.

Gesant van die Republiek in Nederland, het. ds. Jac. van Belkum van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zierikzee, die beroep aangeneem en na sy afskeidspreek op 12 April 1891, het hy en sy gesin na die Zuid-Afrikaansche Republiek vertrek. As doctorandus in die teologie, was hy teologies deeglik onderlê, en het hy oor 'n goeie kennis van die Kerkreg beskik. Ds. Van Belkum was 'n vaardige skrywer, 'n harde werker, pligsgetrou, 'n oortuigde stryder en verdediger van die Afrikaans-Hollandse strewe en daarby iemand met 'n diepe geloofsoortuiging en van blanke opregtheid. Tydens sy jarelange dienstyd in sy aangenome vaderland, het hy ontsaglik veel verrig in belang van die Nederduitsch Hervormde Kerk.

Nadat op 27 Mei 1891 op Zeerust aan hom 'n welkomsgroet aangebied is, waarin onder andere die volgende sinsnede voorkom „Veel werk en een ruim arbeidsveld staat u te wachten; de oogst is groot in ons land maar de arbeiders zyn weinig", het hy op 30 Mei op die dorp gepreek en toe verder deurgereis na Rustenburg waar hy en sy gesin sou gaan woon. Daar is hy op 5 Junie deur ds. Goddefroy bevestig as opvolger van ds. G. W. Smits. Op 14 Junie is hy deur ds. Goddefroy aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico voorgestel, waarna hy sy intreepreek gehou het.

Na sewe bewoeë jare, het die Nederduitsch Hervormde Gemeente

Links: Ds. Jac van Belkum en gesiin, kort voor sy koms uit Nederland na Rustenburg waarheen hy in kombinasie met die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust beroep is. Hy was ook een van die belangrike figure in die Nederduitsch Hervormde Kerk.



Amptenare van Zeerust, 1894. **Boonste** ry v.l.n.r.: 1. Veldkornet Jan Louw, Malopo-wyk, gesneuwel by Yzerspruit, 25-2-1902; 2. Jan Lange, 2de Landdrosklerk, oorl. 1896; 3. Louwrens Potgieter, Publieke Aanklaer; 4. Hans Snyman, Veldkornet, Klein Marico-wyk, oorl. 1918. **Middelste ry**, v.l.n.r.: 1. Hendrik Beukes, Oud-veldkornet, Marico-wyk, Oud.volksraadslid, 1886-1892, oorgrootvader van prof. C. H. Rautenbach, oorl .1922. In 'n vertelling aan prof. Rautenbach, jare gelede, het hy bevestig dat twee van die drie blanke kinders wat in 1836 deur die Matabeles ontvoer is, daarna vermoor is, terwyl die meisiekind mettertyd gedwing is om die vrou van 'n Matabele-kaptein te word.

Marico, weer 'n keer oor die dienste van 'n eie predikant beskik en ofskoon hy as konsulent — met die uitsondering van Potchefstroom en Ventersdorp — vir al die gemeentes van Wes-Transvaal verantwoordelik was, kon hy nietemin die tyd en kragte vind om Marico gereeld en deeglik te bedien sodat die gemeente tydens sy dienstyd gegroei en vooruitgegaan het.

In 'n dankbetuigingsadres wat met sy vertrek uit Marico aan hom aangebied is, is verwys na die gewaardeerde werk wat hy in Marico verrig het; op baie terreine was daar merkbare vooruitgang, „voornamelyk ten opzigte van datgene wat meer rechtstreeks Uw ambt raakt, naamlyk in geestelyk leven en in kennis van God en Zyn Woord." Deur sy voorbeeldige lewenswandel en kragtige evangelieverkondiging, het baie lidmate hom leer hoogag en liefkry en baie is deur hom na Christus gelei.

In Februarie 1897, het ds. Van Belkum in die Algemene Kerkvergadering daarop gewys dat die predikante met werk oorlaai is en vertel dat hy in Oktober 1896 op agt verskillende plekke moes Nagmaal hou en dat hy in die loop van 'n halwe jaar net vir veertig dae by sy eie huis was. „Doch dat is niets, daar ik het uit liefde doe, en als genaturaliseerde burger der Transvalers een Transvaler wil zyn", het hy bygevoeg, maar hy was van opinie dat meer predikante nodig was omdat die Witwatersrand heeltemal onbearbeid was en die baie lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat van die plattelandse gemeentes daarheen verhuis het, sonder enige sielsorg was. Omdat die predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk eintlik „reisende predikante" was, het dit tot gevolg gehad dat huisbesoek nie deeglik gedoen kon word nie; dat voldoende tug nie uitgeoefen kon word nie; dat ontug toegeneem het en die misbruik van sterk drank groter afmetings begin aanneem het. Die gebrekkige kontak wat daar tussen die predikante en die gemeentelede bestaan het, het tot gevolg gehad dat sekere euwels nie teengegaan kon word nie en, omdat katkisasie nie gehou kon word nie en daar geen gereelde godsdiensoefeninge kon plaasvind nie, kon die gemeentes nie tot 'n opbloei kom nie.

Ds. Van Belkum het dit dus verwelkom dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico wat uit 750 lidmate bestaan en oor 'n kerkgebou en pastorie beskik het met die Nederduitsch Hervormde Gemeente Lichtenburg, met sy 150 lidmate, gaan kombineer met die doel om 'n eie predikant te beroep.

Die heer J. P. B. Venter, vader van ds. P. J. J. (Petrus) Venter wat vir 'n tydlank voorsinger en diaken van die Zeerust-gemeente was, het by enkele geleenthede ook die voorreg gehad dat hy en sy gesin huisbesoek van ds.

Kinders is uit die gedwonge „huwelik" gebore. Hierdie is een van die tragiese gevalle wat gedurende die Groot Trek-tydperk plaasgevind en veel smart vir die Bronkhorst-familie veroorsaak het; 2. Andries Joubert, Veldkornet, Groot Marico-wyk, oorl. 1923; 3. Landdros Hans de Beer, oudste seun van Hans de Beer, eertydse eienaar van die plaas waar die De Beers Diamantmyn later tot stand gekom het, oorl. 1916; 4. Komdt. Daantjie L. Botha, oorl. omstreeks 1916. **Onderste ry**, v.l.n.r.: 1. Asst.-Veldkornet Botha, Klein Marico-wyk; 2. Willem Doorman, Klerk, Naturelle Kommissaris-kantoor, later teruggekeer na Nederland; 3. Veldkornet Pieter Daniël Swart, Bosveld-wyk, oorl. 1915; 4. Asst.-Veldkornet Frans Furstenburg, Bosveld-wyk.



Ds. Van Belkum by geleentheid van 'n huweliksbevestiging op Zeerust teen die einde van die vorige eeu. Die name van die res van die huweliksgroep is nie bekend nie.

Van Belkum in die negentiger jare ontvang het. Sy seun, Petrus Venter, is in April 1893 deur ds. Van Belkum op Zeerust gedoop. Teen die einde van sy dienstyd op Zeerust of kort voor die aanvang van die Driejarige Oorlog, toe hy as konsulent weer 'n keer by die Venter-gesin gaan huisbesoek doen het, het die seun Petrus, wat vir die bepaalde doel 'n Bybelversie geleer het, by ds. Van Belkum gaan staan en sy versie opgesê. Toe hy daarmee klaar was, het ds. Van Belkum Petrus aan die wang gevat en gesê: „Deze jongen moet eendag predikant worden!" Dié woorde het die jong seun daarna bygebly en 'n rol gespeel in sy keuse van 'n beroep.

## 16. DIE DIENSTYD VAN DS. J. BEYER, 1898-1899.

Nadat die kombinasie tussen die twee gmeentes van Marico en Rustenburg in 1898 opgehef is, en Marico 'n kombinasie met Lichtenburg aangegaan het, het ds. J. Beyer van die Nederduitsch Hervormde Gemeente



Ds. J. Beyer. Saam met di. M. J. Goddefroy en Jac. van Belkum het hy in 1899 en die jaar daarna gedien op die redaksie van „De Hervormer" waarvan die publikasie destyds begin is maar vanweë die Tweede Vryheidsoorlog gestaak moes word. Saam met „De Transvaalsche Kerkbode" wat na die oorlog onder redaksie van prof. dr. P. J. Muller in Pretoria verskyn het, was „De Hervormer" van die vorige eeu, die voorloper van „De Hervormer wat vanaf 1909 gepubliseer word.

Emnis Binnen in Nederland deur middel van 'n blanko beroepsbrief 'n beroep na die twee gekombineerde gemeentes aangeneem. Hy is op 22 Oktober 1898 deur ds. Jac. van Belkum op Zeerust bevestig en vir die eerste keer na meer as veertien jaar, het daar weer 'n predikant met sy gesin op Zeerust kom woon.

Ds. Beyer was afkomstig uit 'n gesiene Nederlandse predikante-gesin. Sy vader, ds. J. Beyer, 'n predikant in die Gereformeerde Kerk in Nederland, was vanaf 1862 tot 1869 predikant van die Gereformeerde Gemeente Reddersburg en skrywer van reisjoernale. Ds. Beyer self was vanaf 1881 Hervormde predikant, eers in die gemeente Lemele en daarna agtereenvolgens in die gemeentes Ijselmuiden, Hierden, Hardewyk, en vanaf 1890 op Emnis Binnen. Dit was toe hy in laasgenoemde gemeente predikant was, dat hy in 1898 deur bemiddeling van ds. Van Belkum 'n beroep na Zeerust in kombinasie met Lichtenburg aangeneem het. 'n Broer van hom, wat predikant in die Gereformeerde Kerk was, het die gesin in Amsterdam voor hul vertrek na Transvaal totsiens gesê.



Ds. J. Beyer en gesin

Die Beyer-gesin, bestaande uit die vader, moeder en vier kinders, waarvan twee seuns en twee meisies was, is op Mafeking ontmoet en vandaar met kar en perde na Zeerust gebring. Die huisraad en ander persoonlike besittings sou agterna kom. Met hul aankoms op Zeerust het die gesin aanvanklik in 'n hotel tuisgegaan voordat hulle hul intrek in die pastorie kon neem. „Daar was duisende wandluise", het die een en tagtigjarige maj. J. E. W. Beyer van Pinetown in Natal, een van die Beyer-kinders, in Oktober 1968 geskrywe, „en 'n mens kon nie slaap nie." Dit is nie duidelik of maj. Beyer na die hotel of die pastorie verwys nie, blykbaar na eersgenoemde.

Die brief van maj. Beyer bevestig ook die indruk dat mev. Beyer nie baie gelukkig op Zeerust was nie afgesien van die feit dat haar gesondheid baie kommer gebaar het. „My moeder was baie omgekrap", skrywe maj. Beyer verder, „veral toe hulle ons verwelkom het. Daar was lang kiste met allerlei soorte beskuit, ensovoorts, en my moeder was baie ongesteld." Toe die huisraad van die gesin uiteindelik per skip, trein en transportwa op Zeerust aangekom het, het ds. en mev. Beyer tot hul ontsteltenis agtergekom dat die meeste van die artikels gebreek was. Mev. Beyer veral, was daaroor baie hartseer en ontsteld, soos begryp kan word. Boonop het die Nederlandse immigrante Zeerust 'n „baie warm plek" gevind.

Maj. Beyer vertel dat hy baie kere saam met sy vader na Lichtenburg, die gemeente waar sy vader ook gelyktydig met Marico predikant was, gery het.

Twee of drie van die Beyer-kinders wat van skoolgaande ouderdom was, het die dorpskool op Zeerust besoek waar 'n Hollander aan die hoof van die skool gestaan het en al die vakke deur medium van Nederlands onderrig is. Die skoolhoof het gereeld besoeke by die pastorie afgelê en toe die berig later ds. Beyer bereik het dat hul Zeerustse onderwyservriend in die oorlog aan die kant van die Boere deur die Engelse doodgeskiet is, was ds. Beyer baie ontsteld.

Deurdat die notuleboeke en ander gemeentelike stukke in die Tweede Vryheidsoorlog verlore geraak het, is dit nie moontlik om iets mee te deel oor die pastorale arbeid van ds. Beyer op Zeerust nie. Wat hy in die sewe maande van sy verblyf op Zeerust tot stand gebring het, kan dus nie nagegaan en beskrywe word nie.

Mev. Beyer was ongelukkig voortdurend siek, 'n toestand wat blykbaar kort na hul aankoms in Zeerust ontstaan het, en toe ds. Beyer skaars sewe maande op Zeerust en Lichtenburg werksaam was, het hy terwille van die gesondheid van sy vrou 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria aangeneem, met Standerton as standplaas.

Ds. Van Belkum, Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, en 'n persoon wat vanaf 1891 in Zeerust as predikant en

Links: Ds. J. Beyer en gesin in die pastorietuin in Nederland, kort voor hul koms na Zeerust. Maj. J. E. W. Beyer, tans nog in lewe en werksaam in Pinetown, Natal, staan links op die foto. In briewe het hy inligting verstrek oor die Beyer-gesin se verblyf op Zeerust en Standerton, terwyl hy ook waardevolle foto's aan skrywer gestuur het.

konsulent werksaam was en die belange van sy ou gemeente op die hart gedra het, het in 'n brief aan ds. Beyer sy spyt en verwondering uitgespreek dat hy die beroep na Standerton aanvaar het. Ds. Beyer het toe, onder andere, op 2 Mei 1899 as volg aan ds. Van Belkum geantwoord: „Wil ik myne vrouw" — wat voortdurend ongesteld was en 'n kind van een jaar oud op haar hande gehad het — „dus niet geheel opofferen dan moet ik kiezen tusschen aanneming van het beroep naar Pretoria c.a. of terugkeer naar Holland."

Ds. Beyer het dus terwille van die gesondheid van sy vrou die beroep na Standerton aanvaar. Met die oog op die naderende winter en die klein kind van ongeveer een jaar, het hy op 28 Mei afskeid van Zeerust-gemeente geneem en na sy nuwe werkkring vertrek met die ossewaens wat vanaf Standerton vir dié doel gestuur is. In sy brief aan ds. Van Belkum het hy ook beklemtoon dat daar geen sprake van oorhaastigheid met sy vertrek uit Zeerust was nie.

**Verdere lotgevalle van die Beyer-gesin.**

Ds. Beyer en sy gesin was skaars vier maande in Standerton toe die oorlog uitgebreek het. Die oudste seun, Otto Beyer, wat destyds op Standerton in diens van die Zuid-Afrikaansche Spoorwegmaatschappy getree het, is vroeg in die oorlog krygsgevange geneem en deur die Engelse owerheid na Durban en vandaar na Nederland teruggestuur. Kort na die vernietiging van die Standertonse brug deur die Boere, is die Beyer-gesin terug na Nederland nadat hulle hul huisraad aan die bestuurder van 'n plaaslike hotel verkoop en die boeke van ds. Beyer in die buitekamer van 'n bevriende persoon opgeberg het. Op navraag van maj. Beyer in 1920 het dit geblyk dat al die boeke deur muise verniel was. Die enigste boek wat bewaar gebly het, was 'n Bybel van ds. Beyer waar hy voorin sekere spreuke geskrywe het.

Ds. en mev. Beyer en drie van hul kinders is in 1899 terug na Nederland waar hulle aanvanklik in Baarn by familie van mev. Beyer gaan woon en kort daarna na Den Haag verhuis het. Ds. Beyer is gevra om die Boere-krygsgevangenes in Portugal te gaan bearbei. Na 'n jaar of twee in Portugal het hy na Den Haag teruggekeer en toe in Nunspeet gaan woon. Daar het ds. Goddefroy, pas terug uit Indië waar hy in krygsgevangenskap verkeer het, en sy dogter, Betsie, die Beyer-gesin besoek. Maj. Beyer vertel dat ds. Goddefroy nie oor die dood van sy seun, Anton, wat deur die Engelse doodgeskiet is, kon kom nie. Vir 'n tydlank het ds. Goddefroy en sy dogter, wat later vir mediese dokter gestudeer het, by die Beyer-gesin gewoon. Die gesin is toe vir 'n tweede keer na Transvaal, hierdie keer in geselskap van ds. Goddefroy, dr. J. D. du Toit (die digter Totius) en twee Duitse sendelinge.

Ds. Beyer en sy gesin het egter nie lank in Pretoria gebly nie en is toe, met agterlating van hul twee seuns wat albei in 'n bank begin werk het, finaal na Nederland terug. Daar het hy in twee gemeentes gestaan. In 1907 het hy sy emeritaat aanvaar en in 1929 is hy oorlede. As jong student het prof. S. P. Engelbrecht baie belanggestel in een van die Beyer-dogters.

Links: Vyf Grobler-broers. Voor, v.l.n.r.: M. F. Grobler, vader van wyle ds. M. M. Grobler; en K. N. Grobler, vader van wyle ds. P. S. Grobler. Agter, v.l.n.r.: H. A. J. Grobler (tans nog in lewe), vader van oudl. P. C. Grobler, Voorsitter, Eeufeesreëlings-komitee; G. P. J. Grobler vader van ds. G. P. J. Grobler en eerw. M. S. F. Grobler, L.V. vir Marico; en M.S.F. Grobler. Foto geneem op 22-10-1898, toe ds. Beyer bevestig is.

## 17. DIE TWEEDE VRYHEIDSOORLOG EN SY NAWEË, TOT MET DIE KOMS VAN DS. VAN DRIMMELEN.

Na die vertrek van ds. Beyer teen die einde van Mei 1899, het ds. Van Belkum as konsulent die gemeente bedien, maar van 'n deeglike bearbeiding was daar van toe af weer geen sprake nie. Gedurende die eerste paar maande van die Tweede Vryheidsoorlog het ds. Van Belkum as konsulent nog enkele buitedienste gehou en 63 kinders gedoop, terwyl ouderling J. C. Coetzee, na magtiging van die owerheid, 'n paar pare in die huwelik bevestig het.

Tydens die vroeë stadium van die oorlog het ds. Van Belkum opgetree as veldprediker in die kommando onder aanvoering van genl. Cronje aan die Modderrivier. Na die oorgawe by Paardeberg, is hy terug na Rustenburg waar hy onder streng toesig van die Engelse militêre outoriteite sy werk as predikant voortgesit het, totdat hy en sy gesin in 'n oop kooltrok na een van die Natalse konsentrasiekampe by Merebank, naby Durban, gestuur is waar die Van Belkum-gesin vanaf Desember 1901 tot Oktober 1902 aangehou is. In 'n brief wat ds. Van Belkum op 21 September 1902 vandaar aan die bekende filantroop, A. Carnegie van Amerika, geskrywe het en waarin aansoek om geldelike bystand vir die heropbou van die verwaarloosde gemeentes gedoen is, het hy, onder andere, gemeld: „I was expelled from Rustenburg with my family by the British military authorities."

Na die beëindiging van die beleg van Mafeking ,het die voorhoede van die Engelse leër onder aanvoering van lt.-kol. Plumer, Zeerust op 20 Mei 1900 bereik en is die dorp van toe af deur die Engelse beset terwyl verskillende vyandelike leërafdelings by verskillende geleenthede die distrik deurkruis het.

Die organisasie van die Kerkraad was gelukkig deeglik en kon die gemeentelike aktiwiteite onder die abnormale oorlogsomstandighede op 'n manier voortgaan. Ofskoon enkele kerkraadslede in die hande van die vyand geval het, het nie een van hulle gesneuwel nie en het almal ook in die lewe gebly. Ook het nie een van die kerkraadslede verraad gepleeg of na die vyand oorgeloop nie. Sommige van die gemeentelede het hulle egter wel aan die kant van die vyand geskaar en in sy diens getree. 'n Gevolg van dié laakbare optrede was dat op Zeerust ook 'n gemeente en kerkgebou van die Scoutskerk tot stand gekom het waarby enkele lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente wat in die oorlog verraad gepleeg het en deur die gemeenskap uitgeworpe is, aangesluit het. Die Scoutskerk het egter na 'n paar jaar opgehou om te bestaan en is sy lidmate weer in die gemeentes van die verskillende Kerke opgeneem.

Teen die einde van die oorlog was die kerkgebou op Zeerust in 'n treurige toestand deurdat dit deur die Engelse militêre owerheid opgekommandeer was en as 'n militêre hospitaal en vir ander oorlogsdoeleindes gebruik is. Al die kerkmeubels het uit die kerkgebou verdwyn asook die nagmaalservies wat in 1892 deur Hendrik Jacobus Coetzee van Wilge-



Oudl. J. C. (Oom Hansie Meerkat) Coetzee, die waardige, patriargale figuur wat vanaf die tagtiger jare vir bykans 'n halwe eeu 'n belangrike rol in die Zeerustse Gemeente gespeel het, eers as diaken en daarna as ouderling. Dit was veral tydens vakatures dat hy as Ondervoorsitter van die Kerkraad kragtige leiding gegee het. Naas komdt. Jan Viljoen was hy een van die merkwaardigste openbare figure in Marico. Toe hy in 1933 oorlede is, is in die notule van die kerkraads- en gemeentevergadering van destyds egter geen woord oor die lewe, werk en sterwe van een van sy getrouste ampsdraers en lidmate opgeneem nie!

boomspruit aan die gemeente geskenk is. Die kerkboeke is verniel en vernietig terwyl gedeeltes daarvan, onder andere 'n ou doopboek uit die dae van ds. De Vries op die Kerkplein opgetel is. Ook die ou lidmateboek het verlore geraak. Daarom sou in Oktober 1903 nuwe ledelyste deur die kerkraadslede in gereedheid gebring word.

Die eerste kerkraadsvergadering na die beëindiging van die oorlog, bestaande uit ses ouderlinge en ses diakens, is op Vrydag, 7 November 1902, op Vergenoeg gehou by watter geleentheid ds. Van Belkum in sy hoedanigheid as konsulent ook teenwoordig was. Voor die tyd was daar gerugte in omloop dat ds. Van Belkum ook gehensop het en daarom wou



Oudl. C. G. (Oom Stoffel Wolf) Snyman en eggenote van die plaas Kwaggafontein, grootouers van mev. Emmie Greeff, eggenote van mnr. Hendrik (Witrand) Greeff, Skriba/Kassier van die Koster-gemeente. Vanweë sy welige baard, het Oom Stoffel Wolf tydens en na sy lewe 'n byna legendariese figuur in Marico geword.

die Kerkraad die saak eers deeglik ondersoek en in die reine bring. Ouderling J. C. Coetzee het dus aanvanklik as voorsitter van die kerkraadsvergadering opgetree en die aanklag teen ds. Van Belkum gestel. Ds. Van Belkum kon egter ten volle bewys dat die klag wat teen hom ingebring was, geheel en al ongegrond was en dat hy gedurende die oorlog getrou aan die kant van die „Transvaalsche natie" gestaan het, wat deur getuies wat op kommando sowel as in die konsentrasiekamp was, bevestig is.



Ds. Jac van Belkum en gesin voor die pastorie op Rustenburg. Destyds was hy konsulent van die Marico (Zeerust)-gemeente.

Hierna is ds. Van Belkum as voorsitter en konsulent in ere herstel en kon hy tot met sy vertrek na Heidelberg in 1903 sy konsulentswerk vanuit Rustenburg voortsit. Hy het dadelik buitedienste begin hou en voor die einde van 1902 is, onder andere, 103 kinders gedoop. By wyse van kollektes is 'n aansienlike som geld ontvang vir die aankoop van 'n nuwe nagmaalservies. Tugmaatreëls is deur die Kerkraad toegepas op lidmate wat ontrou was teenoor die Republiek gedurende die oorlog. Eers ná skuldbelydenis sou hulle weer tot die nagmaalstafel toegelaat word. 'n Kollekte is gehou vir die aanbring van 'n plafon in die kerkgebou. Verder sou geen kerklike belasting vanaf 1 Oktober 1902 tot 1 Oktober 1903 van die lidmate gevra word nie.

Na die oorlog het die gemeente bestaan uit 636 lidmate met 'n totale sieletal van 1295, terwyl 109 jongmense nog aangeneem en 100 kinders gedoop moes word. In die loop van die oorlog is 52 lidmate, 149 gedooptes en 62 ongedooptes oorlede.

Die pastorie was vanaf 1 Julie 1902 aan die Regering verhuur, gars wat op die erf by die koppie gesaai was, is teen 'n goeie prys verkoop en die huis op dieselfde erf is aan die koster,C. Smidt, verhuur. 'n Besluit deur die Kerkraad en die gemeente dat die gemeenteplaas, Buitenkuil, verkoop mag word, is uitgevoer en met die opbrings van R2700.00 is die gemeenteskuld betaal en die res aan gemeentelede teen 5% rente uitgeleen. In April 1903 is 'n kommissie aangewys om 'n ondersoek in te stel na die moontlikheid om buite die „oude dorp" grond te koop met die doel om daarop 'n nuwe kerkgebou op te rig. Wanneer tot aankoop besluit mag word, sou die hele Kerkplein verkoop en met die opbrings sou dan 'n nuwe kerkgebou op die nuwe perseel opgerig word. Van dié voorneme het daar egter niks tereggekom nie.



Di. Jac. van Belkum (Heidelberg), A. Murray jr. (Rustenburg) en P. W. Ennis (Klerksdorp) wat op sekere stadiums na die Driejarige Oorlog as konsulente van die Zeerust-gemeente opgetree het.

Alhoewel die Kerkraad opregte waardering gehad het vir die ywer en liefde waarmee ds. Van Belkum sy ampswerk as konsulent verrig het en daarby groot waardering gehad het vir die persoon en werk van dié geliefde leraar, het die gemeentevergadering op 18 April 1903 opdrag aan die Kerkraad gegee om 'n predikant vir Zeerust te beroep.

Aanvanklik is 'n brief deur ouderling J. C. Coetzee en J. H. Snyman aan ds. Strasheim van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Klerksdorp geskrywe om te verneem of hy geneë sou wees om 'n beroep na Zeerust te aanvaar. Hulle het in die eerste plek aan ds. Strasheim gedink omdat „hy eene Afrikaner is en altyd in het veld is geweest met de burgers." Geen antwoord is egter van hom ontvang nie. Toe is ds. Van Belkum gepols of hy 'n beroep sou oorweeg, maar kort vantevore het hy 'n beroep na Heidelberg aangeneem en hy was vir daardie rede nie beskikbaar nie. In Julie 1903 is ds. Brandt van Niezyl in Nederland beroep met toesegging van R700.00 salaris per jaar en 'n vrye woning. Hy het die beroep nie aangeneem nie en toe het Zeerust in kombinasie met Lichtenburg in Maart 1904 vervolgens ds. J. H. Enslin van die Gemeente Vrede beroep. 'n Salaris van R850.00 is aangebied met 'n aandeel in die „weduwenbeurs" terwyl sy verhuisingskoste deur die twee gemeentes betaal sou word. Nadat ds. Enslin ook vir die beroep bedank het, is op 31 Mei 1904 op 'n gekombineerde kerkraadsvergadering op Wonderfontein, sonder sukses, 'n beroep op ds. Ferguson uitgebring. Op 24 Februarie 1905 het die twee kerkrade van Zeerust en Lichtenburg weer 'n keer op Wonderfontein onder voorsitterskap van ds. Murray, die konsulent, bymekaargekom en by dié geleentheid is ds. Herman van Broekhuizen van die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente Kuilsrivier, waar hy vanaf 13 Augustus 1903 werksaam was, beroep. Hy was gewillig om die beroep aan te neem, maar die Transvaalse Kroonkolonieregering wou nie sy toestemming gee dat ds. Van Broekhuizen op daardie tydstip na die Transvaal terugkeer nie. Daarna is op 27 Mei 1905 'n beroep uitgebring op ds. W. P. Marais van die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente Beaconsfield, die eertydse standplaas van ds. J. C. de Vries. Ook hy het vir die beroep bedank en toe is op 28 Augustus 1905, ook sonder enige sukses, teologiese

kandidaat Muller uit Holland beroep. Na al die teleurstellings het die Kerkraad in Maart 1906 besluit om op daardie stadium vir tyd en wyl geen verdere beroepe uit bring nie.

In Januarie 1903 is die eerste Christelike Nasionale Skool in Zeerust-distrik deur lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico op die plaas van ouderling J. C. Coetzee gestig en op 10 Januarie 1905 het die Kerkraad besluit om die C.N.O.-skole tegemoet te kom en die deurkollektes van elke eerste Sondag van die maand vir dié doel af te staan. Vir jarelank het die Kerkraad en gemeente geldelike en morele steun verleen by die oprigting en onderhoud van die C.N.O.-skole en dit was veral ouderling Coetzee wat hom baie verdienstelik in hierdie verband gemaak het.

Die twee afgevaardigdes, J. C. Coetzee en J. G. Benade, wat die Buitengewone Algemene Kerkvergadering in Julie 1904 op Pretoria sou bywoon, sou nie van die trein gebruik maak nie, maar met kar en perde na Pretoria reis en in opdrag van die Kerkraad sou hulle veral pleit vir die oprigting van ’n Kweekskool, die aandag verder vestig op die toename van onsedelike gedrag, die versoek rig dat huwelike meer deur die Kerk bevestig moes word en dat name van gesensureerdes in die kerkgebou afgekondig moes word om sodoende aan die bestraffing meer krag te gee.

Vanaf November 1903 het ds. Murray van Ventersdorp as konsulent opgetree, maar botsings en verskille tussen hom en ouderling J. C. Coetzee, Vise-voorsitter van die Kerkraad, wat vir baie jare ’n leidende figuur in die Kerkraad en gemeente was, het algaande in toenemende mate ’n stremmende uitwerking op die werksaamhede van die Kerkraad en die vooruitgang van die gemeente gehad. In die loop van die tyd het daar meningsverskil ontstaan oor die hou van bidstonde, oor die korrekte ampsdrag en oor die hou van buitedienste deur die konsulent. Daarby was die finansiële toestand van die gemeente swak, die eensgesindheid het ontbreek, die gemeente het sienderoë verarm en daar is gevoel dat daar geen seën gerus het op die talle beroepe wat tevergeefs uitgebring is nie. Toe daar voortdurend geskilpunte opgeduik het en daar nie met ds. Murray goed oor die weg gekom is nie, die verwydering tussen ouderling Coetzee en die predikant in die oog gespring het en ds. Murray selfs by voorkeur by ds. Van der Spuy tuisgegaan het, het die Kerkraad in Maart 1906 besluit om by die Algemene Kerkvergadering aansoek te doen vir ’n ander konsulent in die plek van ds. Murray. Die gevolg was dat die Algemene Kerkvergadering sy toestemming verleen het en ds. Van Belkum van Heidelberg weer ’n keer konsulent geword het.

Tydens die konsulentskap van ds. Murray is deur die Kerkraad en gemeente besluit om ’n gedeelte van die Kerkplein wat aan die eiendom van Reid en Kie., gegrens het, aan daardie firma in ruil te gee vir ’n blok van ses erwe wat deur Doornen-, Jean-, Eigen- en Jouberstraat ingesluit was. Uiteindelik het die gemeente in besit gekom van erwe nrs. 563 tot en met 568 in ruil vir bietjie meer as 109 vierkante roede van ’n gedeelte van die pastorie-erf nr. 195, geleë aan Presidentstraat.

**Ouderling Johannes Cornelis Coetzee.**

'n Kerkraadslid wat veral tydens en na die Tweede Vryheidsoorlog sterk op die voorgrond getree het en vir meer as vier dekades 'n man van groot invloed in die gemeentelike en maatskaplike lewe van Zeerust-dorp en -distrik was, was die heer Johannes Cornelis Coetzee. Hy was 'n kleinseun van Johannes Cornelis Coetzee, wat met sy gesin op die plaas Benaudheidsfontein, naby die teenswoordige Kimberley, gewoon en daar deur Boesmans in Junie 1858 vermoor is. Sy weduwee en die kinders het kort daarna na Marico getrek. Een van die seuns, Casper Coetzee, het toe reeds op die plaas Hazenjacht gewoon. 'n Ander seun, Hendrik Jacobus Coetzee, het hom op die plaas Wilgeboomspruit gaan vestig. Casper Coetzee, wat getroud was met Martha Hendrina Willeman, was 'n baie welgestelde man en by sy oorlye op 27 Mei 1865 het hy nie minder as vyftien plase in Marico besit nie, benewens ander besittings. Soos reeds beskrywe is die dorp Zeerust, wat na hom vernoem is, op Hazenjacht gestig.

Casper Coetzee van Hazenjacht het drie kinders gehad, twee dogters en een seun, Johannes Cornelis, gebore 22 Maart 1852. Hy was in alle opsigte 'n merkwaardige persoonlikheid en 'n man van groot invloed. Vanaf 1890 tot aan sy dood in Julie 1933 het hy as ouderling van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust gedien. Hy was 'n patriargale figuur, welbekend en hooggeag, deurdat hy ses keer getroud was en nie alleen eie kinders by sy tweede en derde vrouens gehad het nie, maar ook 'n hele aantal stiefkinders by die weduwees met wie hy vir die vierde, vyfde en sesde keer getroud was. Daardeur het hy 'n aartsvaderlike status in Marico verwerf. Prof. Engelbrecht vertel dat ouderling Coetzee se kleding ouderwets gebly het en dat hy steeds 'n klapbroek bly dra het; dat hy in sy optrede waardig en deftig was; en 'n eenvoudige, deeglike persoon met 'n blanke opregtheid. „Oom Hansie Meerkat", soos hy in die wandel bekend was, was 'n leidende figuur in die Zeerust-gemeente. Telkens wanneer die gemeente sonder 'n vaste predikant was, het hy as ondervoorsitter van die Kerkraad opgetree en in daardie hoedanigheid 'n leidende aandeel geneem in die bestuur van die vakante gemeente en van die voortreflike behartiging van die geestelike en stoflike belange van die gemeentelede. Sy sterk persoonlikheid, onafhanklikheid van gees, sy volksgebondenheid en tradisievastheid het menigmaal geblyk. Sy leiershoedanighede en beginselvastheid het egter die sterkste na vore gekom toe hy en ds. Murray botsende standpunte ingeneem het en hy nie wou kopgee nie.

Links: Zeerust-tonele, omstreeks 1906/7: Middel links: Zeerust-dorp; Heel bo: Markplein; Bo regs: Genls. J. H. de la Rey en J. C. Smuts besig met 'n takstigtingsvergadering van die „Het Volk"-party vir Marico-distrik; Onder regs: Kerkstraat. Die ander twee foto's is van tonele in die omgewing van Zeerust.

## 18. DIE DIENSTYD VAN DS. P. W. VAN DRIMMELEN, 1907-1914.

Nadat die Kerkraad in Maart 1906 besluit het om voorlopig geen verdere beroepe uit te bring nie, was student Piet van Drimmelen in sy laaste studiejaar in Utrecht, Nederland. Hy was toe ook reeds geruime tyd in korrespondensie met ds. Van Belkum. Ds. Van Belkum was een van diegene wat hom besonder baie beywer het vir die oprigting van 'n kweekskool vir die Nederduitsch Hervormde Kerk en die opleiding van jong Afrikaners want hy was oortuig daarvan dat Afrikaners predikante van die gemeentes moes wees. Hy was nietemin van opinie dat hulp intussen uit Holland verkry moes word en met die oog daarop was hy op daardie stadium reeds vir geruime tyd in korrespondensie met dr. Mansvelt, die eertydse Superintendent van Onderwys in die Zuid-Afrikaansche Republiek, wat hom intussen weer in Nederland gaan vestig het.

Uiteindelik het die wending op die gemeentevergadering van 24 November 1906 gekom. Ds. Van Belkum het as konsulent die vergadering gelei en in opdrag van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering die beroepbaarheid van Van Drimmelen onder die aandag van die gemeente gebring en verder ook die wenslikheid van die beroeping van Van Drimmelen sterk bepleit. Ds. Van Belkum het die gemeente daaraan herinner dat konsulentsbediening die verwaarlosing van die gemeente tot gevolg gehad het en dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van opinie was dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico, bestaande uit ongeveer 800 lidmate en met 'n kerkgebou, pastorie en rentegewende eiendom, 'n eie predikant behoort te hê sodat huisbesoek, die doop van kinders en katkisasie op 'n gereelde wyse kon geskied en tot hulle reg kon kom.

Na deeglike bespreking het die gemeentevergadering aan die Kerkraad opdrag gegee om proponent Van Drimmelen te beroep terwyl ds. Van Belkum die hoop uitgespreek het om hulp te verleen by die eventuele bevestiging van Van Drimmelen. By herhaling, het hy sy dank betuig vir die hartlikheid en gulheid waarmee die gemeente hom weer 'n keer ontvang het.

In opdrag van die gemeentevergadering het die Kerkraad op 26 November 1906 'n beroep op proponent Van Drimmelen uitgebring. Die salaris is op R800.00 vasgestel, terwyl reëlings getref is dat R200.00 in Holland aan hom voorgeskiet sou word vir die betaling van die egpaar se reiskoste. Ook is besluit om die noodsaaklike reparasiewerk wat aan die pastorie en ander geboue gedoen moes word, aan ouderling J. C. Coetzee op te dra. Op 21 Januarie 1907 is vervolgens 'n tender vir R160.00 vir reparasiewerk aan die pastorie aangeneem en 'n boukommissie gekies om een keer elke week toesig oor die herstelwerk te hou.

**Pieter van Drimmelen.**

Die agtergrond, lewenservaring en studie van Pieter Willem van Drimmelen het hom uitmuntend geskik gemaak om in die jare na die

Tweede Vryheidsoorlog as leraar en herder van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico op te tree. Hy was bestem om vir bykans agt jaar belangrike werk in Marico te verrig. Hy is gebore op 9 November 1873 in die residensiestad, Tegal, op die eiland Java in Nederlands Oos-Indië, waar sy vader, Govert Cornelis van Drimmelen een van die vooraanstaande ingesetenes was. In 1879 het die gesin na Rotterdam verhuis waar Piet sy skoolloopbaan begin het. Vanaf sy twaalfde jaar was dit sy begeerte om predikant te word, soos hy self later aan ds. Van Belkum geskrywe het. Nadat sy studie twee keer onderbreek moes word as gevolg van oorspanning, het hy in 1894 vir gesondheidsredes na die Zuid-Afrikaansche Republiek verhuis waar hy vir ongeveer vier jaar op die plaas Gemsbokfontein, in die wyk Elandsrivier, in die distrik Pretoria, as onderwyser in 'n plaasskool werksaam was. Hy het intussen as privaatstudent met sy studie voortgegaan en sy derdeklas onderwyserseksamen afgelê. In 1898 is hy na Pretoria waar hy op 25-jarige leeftyd sy studie aan die Gimnasium voortgesit en die Einddiploma op 17 Maart 1900 verwerf het. Hy het self vir sy studie betaal met geld wat hy vanaf 1894 gespaar het en die diploma wat hy verwerf het, het hom in staat gestel om sy teologiese studie aan 'n Nederlandse universiteit voort te sit. H. C. M. Fourie, die latere predikant en Bybelvertaler, was ook 'n leerling van die Staatsgimnasium.

Hy het op die punt gestaan om na Nederland te vertrek, toe die oorlog in Oktober 1899 uitgebreek het. Op daardie stadium het hy hom reeds in so 'n mate aan sy aangenome vaderland verbind gevoel, dat hy besluit het om die vryheid van sy nuwe vaderland met die wapen te verdedig. Saam met sy broer Willem, het hy aan verskillende veldslae aan die Natalse front en elders deelgeneem, soos Colenso, Spioenkop, Biggarsberg en ook die beleg van Ladysmith meegemaak. Volgens sy broer, het hy geen vrees geken nie en was hy weergaloos dapper. „Ik zie hem nog staan recht op in de bommenregen vermengd met kogels door geweer en maxim . . . " het Willem later, na Piet se dood, vertel. Hy het egter siek geword en is na die Pretoriase hospitaal vir verpleging oorgeplaas. Met die nadering van die Engelse leër in Junie 1900, is hy op sy eie versoek met 'n wa na die Bosveld vervoer en so het hy buite bereik van die Engelse gebly. Nadat hy herstel het, het hy en sy broer aan die guerillastryd deelgeneem en veral in Oos-Transvaal dapper krygsdade verrig. Hulle het dus dwarsdeur die Driejarige Oorlog in die veld gebly en eers met die finale wapenneerlegging die wapens op Leeuwkraal, distrik Standerton, in die teenwoordigheid van komdt.-genl. Louis Botha neergelê.

Met die opbrengs uit die verkoop van sy ryperd, het hy sy passaat na Nederland betaal en op byna dertigjarige leeftyd het hy in Utrecht met sy teologiese studie 'n aanvang gemaak met die gedagte om mettertyd 'n beroep na Transvaal te aanvaar. Aanvanklik het hy geldelike ondersteuning van vriende in Nederland gehad wat later aangevul is deur bydraes uit Transvaal.

Op 4 April 1903 het hy die propedeutiese eksamen in die godgeleerdheid aan die Universiteit van Utrecht geslaag, op 28 September 1905, die kandidaatseksamen en uiteindelik in September 1906 die proponentseksamen met goeie gevolg afgelê. In sy drie-en-dertigste lewensjaar was sy studie dus afgeloop en met sukses bekroon en kon hy sy ideaal om predikant te word in 1907 in vervulling sien gaan.

Terwyl hy student was, het hy kennis gemaak met, en later verloof geraak aan Maria Elizabeth, dogter van die heer A. C. L. Gastman, eertydse hoofregter van Nederlands Oos-Indië. Die Gastmans was 'n gesiene en hooggeplaaste familie van Den Haag en daarby ook godvresend. In 'n brief aan ds. Van Belkum het Van Drimmelen sy vriendin beskrywe as lief, kinderlik en eenvoudig en iemand wat haar reeds op jeugdige leeftyd en nog voor hul kennismaking 'n lewenstaak gestel het „waar zy zich geheel kan geven aan het schoon ideaal om zoveel menschen als mogelyk gelukkig te mogen maken." Ds. Van Belkum het hom kort vantevore aangeraai om vir hom in die Transvaal 'n predikantsvrou te kom uitsoek, maar Van Drimmelen was oortuig daarvan dat hy nie 'n beter keuse kon doen nie. Die egpaar is op 16 November 1906 in Den Haag getroud en mev. Van Drimmelen het haar nie alleen mettertyd besonder goed by haar nuwe omgewing aangepas nie, maar sy was dwarsdeur hul kortstondige huwelikslewe vir haar man tot groot steun in sy predikantswerk op Zeerust en Pietersburg. Uit die huwelik is een dogter en vier seuns gebore wat almal in hul volwasse lewe waardige burgers van Transvaal geword het. Mev. Van Drimmelen is op 1 November 1954 op sewentigjarige leeftyd oorlede.

Uit die jarelange korrespondensie wat daar tussen ds. Van Belkum en student Van Drimmelen gevoer is, blyk dit dat Van Drimmelen mettertyd baie graag 'n beroep na Standerton, Trichardtsfontein of Bronkhorstspruit wou aangeneem het, want daar het hy in die oorlogsjare baie goed bekend geword en nog steeds baie en goeie vriende gehad. Maar hy het hom nietemin bereid verklaar om met die hulp van God te gaan werk „waar de nood het hoogst en de dorst het meest . . . "

Die egpaar het op 24 Desember 1906 met die Prinz Regent in Delagoabaai aangekom en is twee dae later op Pretoriastasie deur sy broer Willem en prof. P. J. Muller en sy gesin verwelkom.

Intussen het ds. Van Belkum op 26 November 1906, onmiddellik na die vergadering van die Kerkraad, maar toe die Van Drimmelen reeds vanaf Den Haag vertrek het, getelegrafeer dat hy na Zeerust beroep is en ook sy beroepsbrief op 3 Desember na Den Haag gestuur.

In Holland het Van Drimmelen ongunstige berigte ontvang oor die verwaarloosde toestand waarin die pastorie en pastorietuin verkeer het en verder ook verneem dat die pastorie in die koorsgeteisterde deel van die dorp geleë was en dat in een somer 82 mense aan die koors beswyk het en dit het, onder andere, hom aanvanklik huiwerig gemaak om 'n beroep daarheen gunstig te oorweeg en selfs begin dink dat „Marico ons door God niet is weggelegd."

Toe ds. Van Belkum op 20 Desember 1906 vir die Van Drimmelens in 'n brief in Suid-Afrika verwelkom het, het hy ook aandag gegee aan Van Drimmelen se geopperde besware om na Zeerust te gaan en as volg aan hom geskrywe:

„Ik meen dat gy die beroeping naar Zeerust niet kan weigeren en zie ook geen reden waarom gy dit zoudt doen, daar ik niet gelooft dat er zoo aanstonds een andere plaats voor u kan gevonden worden en hulp daar zoo noodig is.

„Wat betreft de dingen die u in Holland verteld zyn omtrent koorts en omtrent de menschen, ik acht dat alles groote dwaasheid, ja wat meer is beslist onwaar. Zeerust is niet ongezonder dan bv. Middelburg en ook niet warmer, in den winter kan het daar 's nachts zelfs tamelyk koud zyn.

„Marico is een zeer prachtig district en niet te groot, zoodat gy daar in den beginne nog tyd zult hebben uwe studiën voort te zetten. Ook is het dorp binnen een paar maanden met het spoorwegnet verbonden zoodat ge daar niet te geïsoleerd zyn.

„Maar wat het beste is de gemeente verlangen naar een eigen leeraar en ook naar een die in Holland gestudeerd heeft.

„Ik heb daar jarenlang gewerkt met het grootste genoegen en niet zonder zegen, daarby komt dat gy kans hebt deze gemeente tot eene zeer bloeiende te maken, daar er groote ontevredenheid is in het district met den leraar der ander Kerk, die gy zelf maar moet uitvinden . . . "

**Ds. Van Drimmelen, predikant op Zeerust, 1907-1914.**

Na sy aankoms in Pretoria, het proponent Van Drimmelen aan ds. Van Belkum sy begeerte te kenne gegee om op Zeerust te gaan preek en terselfdertyd met die gemeente kennis te maak. Hy wou graag enkele dae by die ouderlinge gaan deurbring „tot wederzydsche kennismaking."

Nadat die Van Drimmelens 'n tydlank by ds. Van Belkum in Heidelberg gekuier en uitgerus het ,het hulle in die tweede helfte van Januarie na Zeerust vertrek waar hulle op 'n vriendelike wyse in die pastorie deur die familie van ouderling J. C. (Hans) Coetzee en die heer Stafleu, die latere huisvader van die Weeshuis op Krugersdorp, ontvang is. „Zy hadden zelf gezorgd voor een heerlyk bed, waschtafel en het nodigste", het Van Drimmelen op 22 Januarie 1907 aan ds. Van Belkum geskrywe.

Op die eerste Sondag na sy aankoms op Zeerust, op 22 Januarie, het hy drie keer gepreek en twee keer vergeet om na die preek amen te sê! Vier keer het hy daardie dag vir die eerste keer op die kansel uit sy hoof gebid. Hy het nie 'n baie sterk stem gehad nie en die Sondagoggend kon die kerkgangers hom nie altyd goed volg nie, maar in die middag is hy beter verstaan deurdat hy harder gepraat het. Vir dié rede het die Kerkraad op 6 Februarie besluit dat Abel Coetzee gevra sou word om 'n klankbord te maak. Van toe af het die prediker se stem beter gedra.

Sondagaand, voor die uitspreek van die seën, het hy bekendgemaak dat hy die beroep na Zeerust aangeneem het. Op 2 Februarie het hy aan ds.

Van Belkum berig dat ds. Murray, die konsulent, sy toestemming gegee het dat ds. Van Belkum hom op 10 Maart 1907 mag bevestig.

Terwyl herstelwerk aan die pastorie aan die gang was, is tydelike reëlings vir hul verblyf getref en het hulle intussen meubels op skuld en mev. Van Drimmelen twee hoenders begin aanskaf. Eers in die begin van Maart kon hulle hul intrek in die herstelde pastorie neem en kort daarna, op Saterdagmôre, 9 Maart 1907 is Van Drimmelen onder blyke van groot belangstelling deur ds. Van Belkum bevestig. Op dieselfde aand het hy vir die eerste keer as voorsitter van die gemeentevergadering opgetree en op Maandagaand, 11 Maart, van die kerkraadsvergadering.

In „De Volkstem" van 16 Maart 1907 het 'n berig verskyn oor die kerkviering op Zeerust en die inseëning van ds. Van Drimmelen, waaruit die volgende aangehaal word:

„Het was druk, zeer druk in Zeerust Vrydag 8 tot Maandag 11 Maart. In grote menigte waren de leden der Ned. Herv. Gemeente van Marico in tenten rondom hun kerk. Men zag er ronde tenten, enkele oude boeretenten, enkele bokzeilen over een geraamte van bamboespalen; er waren enkele ossewagens en ezelwagens, trollies van allerlei vorm en maaksel. Alles levert het bewys, dat men de naweeën van de oorlog, en de gevolgen van twee jaren droogte nog niet geheel te boven was gekomen. Maar ditmaal wilde en moest de gemeente naar de kerk.

„Vol als een toegebonden zak mielies was de kerk Zaterdagmorgen tegen 10 uur. Zelfs op de voet van de predikstoel zaten volwassen mannen. Hoe kwam het dat deze keer de kerk zo vol was? Een nieuwe leraar, de WelEerw. Heer P. van Drimmelen zou worden bevestigd en ingezegend door Ds. J. van Belkum. Lang hadden de gemeente verlangd naar een eigen leraar, te vergeefs twee of driemaal beroepen; de moed was byna verloren en reeds hadden leden van andere gemeenten smalend gezegd: ‚Voor u komt nooit een leraar.' Toch was er nu een gekomen en daarom was de gemeente zo verblyd en had zy alles gedaan wat kon om ter kerke te komen. 9 Maart was nu voor de gemeente de grote dag. Ook voor de WelEerw. van Drimmelen zelf, die op die dag zou worden ingezegend als leraar en ingeleid tot zyn werk in Marico.

„Ofschoon geen vreemdeling in Marico, is de WelEerw. Heer van Drimmelen dit niet voor vele Volkstem-lezers. Geboren in Tegal (Ned. Indië) had hy reeds vroeg begeerte tot het leraarsambt, welke begeerte door de verstandige leiding van zyn vader, eer werd aangemoedigd, dan tegengegaan. Door ongesteldheid byna op het punt zyne studiën in Holland, waar hy in Rotterdam woonde, te staken, werd hem geraden naar Z. Afrika te gaan, waar hy ongeveer 1894 kwam en als onderwyzer werkte, vooral in de buurt van Bronkhorstpruit. Toen de oorlog uitbrak trok hy mede op ter kommando en hoewel hy niet bepaald kan roemen op heldendaden of grote schitterende gebeurtenissen, hy bleef als bittereinder trouw in het veld en ontkwam gelukkig steeds aan de dryfjachten van Lord Kitchener's generaals tussen de blokhuizen. Trouw bleef hy aan zyn veldkornet en had

zyn deel van mieliepap zonder zout, kleren vol bonte en alsoortige lappen, koude en hitte, vervolging en rust in de tydelike lagers. Na de oorlog, die zyne gezondheid gelukkig niet heeft geschaadt, keerde hy naar Holland terug om zyne studiën, op het Pretoriaanse gymnasium in 1898 byna voleindigd, voort te zetten aan de beroemde Universiteit te Utrecht, de moeder der geleerdheid, waar ook Voetius, de doctor Reformatus had gedoceerd. Na hard te hebben gewerkt werd hy in November kandidaat tot de H.Dienst en na gehuwd te zyn, met Mej. M. E. Gastman, dochter van een hooggeplaatste ambtenaar in Ned. Indië, was hy op reis gegaan naar de Transvaal waar hy ondertussen beroepen was by de Nederd. Herv. Gemeente van Marico.

„Presies 10 uur beklom Ds. J. van Belkum, de predikstoel, hem welbekend, daar hy zelf van 1891-1898 als leraar, en daarna van 1902-1904 als Konsulent menigmaal had beklommen, Juichend en jubelend klonk het psalmgezang Ps. 103:1 uit veler monden en steeg uit veler harten ten hemel. Met ademloze stilte werd de prediking uit Matth. 13:3: ‚Ziet, een zaaier ging uit om te zaaien' aangehoord.

„Na de prediking werd het formulier van de bevestiging van leraren voorgelezen en toen de gebruiklyke en voorgeschreven vragen door een duidelik ‚Ja ik van ganser harte' waren beantwoord, knielde de jonge leraar neder om onder handoplegging te worden ingezegend door Ds. J. van Belkum en Ds. A. Murray, konsulent der gemeente, en zong de gemeente het bekende psalmvers 134:3 staande.

„In de namiddag om 3 uur beklom de WelEerw. Heer van Drimmelen, nu als predikant der gemeente, de kansel en deed zyn intrede als leraar met de tekst Johannes 17:1 tot grondslag zyner rede er de nadruk op leggend dat niets de mensen en de leraar zo sterkt als het opheffen der ogen naar de hemel, vanwaar God licht, kracht en vrymoedigheid geeft.

„'s Avonds was er gemeente vergadering waarin Br. Ouderling J. C. Coetzee, verslag deed van het finansiële beheer gedurende de vakature, en waarby £18 werd gekollekteerd voor de reparasie der pastorie.

„Zondag morgen sprak de pastor loci de Avondmaalsrede uit en werd aan zes tafels het Nachtmaal bediend aan de gemeente door de drie aanwezige leraren, Di. van Drimmelen, A. Murray Jr. en Jac van Belkum. De kerk was overvol en ruim 200 lidmaten namen aan de bediening deel. De tekst was Johannes 6:18.

„Namiddag Dankzegging, gehouden door Ds. A. Murray Jr., naar aanleiding van Matth. 27:40, de woorden: ‚Kom af van het Kruis.' De strekking der rede was dat Jezus zich niet aan het lyden heeft willen onttrekken, schoon daartoe verzocht. De pastor loci doopte 32 kinderen.

„De avonddienst werd voor een overvolle kerk gehouden door Ds. J. van Belkum, die sprak over Jesaja 55:10 en 11, de nadruk leggend

Links: 'n Tipiese nagmaalstoneel op die Zeerustse Kerkplein. Die ou kerkgebou, vergroot en van steunbere op die hoeke en 'n aanbousel vir 'n toring voorsien in die tagtiger of die negentiger jare vanaf die noordekant gesien. Hierdie nagmaalstoneel is vermoedelik in die begin van die eeu, omstreeks 1906/7 gefotografeer.

op de kracht van Gods Woord, zowel tot verharding als tot bekering, en dat dit Woord alleen doet wat God wil. Z.Eerw. dankte de Konsulent voor de bewezen diensten en beval de jeugdige leraar aan de liefde en het vertrouwen van kerkeraad en gemeente aan.

„Wy hebben heerlike dagen gehad in Zeerust. Overal blyde gezichten over de komst van de leraar; overal moed voor die toekomst, nu God van de Hemel zegen heeft gegeven en ook de politieke hemel lichter is geworden.

„Moge het gemeente en leraar beide wel gaan. Geve God zyn onmisbare zegen en geve Hy in Christus dat het gezaaide Woord vele vruchten drage. Wat ook verandere, het Woord blyft; zoals Luther zeide: ‚Het Woord Gods. zy zullen het laten staan.' "

Tydens die agtjarige verblyf van ds. Van Drimmelen op Zeerust het die predikant, hartlik ondersteun deur sy kerkraad en gemeentelede, aandag aan baie sake gegee waardeur die belange van die gemeente bevorder is. Die gemeentelede is geaktiveer tot 'n werksame aandeel in die sake van die gemeente en die gemeenskap; armsorg het aandag gekry; bid- en dankdae vir reën is gehou; goedkoop Bybels is beskikbaar gestel; gereelde buitedienste is gehou; Bybelkenniseksamens is gereël; gereelde eredienste op die dorp is gehou; huisbesoek het gereeld plaasgevind en is deeglik gedoen; katkisasie het deeglike aandag gekry en is deeglik georganiseer en toe 'n groep van 21 jongmense in 1910 tydens die Oktober Nagmaal deur ds. Van Belkum ondervra is, het hy getuig dat hulle uitnemend onderrig was en baie goed geleer het onder leiding van ds. Van Drimmelen. Wanneer die ou notules deurgelees word, is dit opmerklik dat sommige ou gebruike wat in die Nederduitsch Hervormde Kerk voorgekom het, tydens gewone eredienste, Nagmaal, doop en huwelik, vervang is, ander in gebruik gebly het, terwyl sommige ou gebruike weer opnuut in ere herstel is. In die loop van die jare het die kerkraadslede feitlik sonder uitsondering troue diens gelewer ofskoon hulle nie altyd goeie ondersteuning van al die gemeentelede ontvang het nie. 'n Nagmaalstel wat deur bemiddeling van ds. L. E. Brandt in Holland gekry is, is deur hom aan die gemeente geskenk en tydens die nagmaalsviering op 5 Julie 1908 in gebruik geneem. 'n Vroeëre stel wat in 1892 geskenk is, het gedurende die Tweede Vryheidsoorlog verdwyn en van toe af tot in Julie 1907 moes die gemeente sonder een klaarkom en hulle met gewone drinkglase behelp. Die volgende jaar het oud-ouderling J. J. Joubert van Driefontein 'n orrel en twee musiekboeke aan die gemeente geskenk terwyl die „oude orrel" daarna deur ds. Van Drimmelen vir R30.00 gekoop is. In Januarie 1913 is P. Botha gevra om as koster en orrelis op te tree. In April 1913 is besluit om geen Siriër in die godsdiensoefeninge toe te laat of as lidmaat aan te neem nie, nieteenstaande die feit dat die regering die bevolkingsgroep as witmense erken het. Beskrywingspunte hieroor is in 1914 na die vergadering van die Westelike Ring en die Algemene Kerkvergadering gestuur. Vanaf April 1907 is Sondagskool gehou, onder andere ook deur ds. Van Drimmelen en in Okto-

ber 1908 was daar reeds meer as 200 kinders wat die verskillende Sondagskole in die gemeente bygewoon het en diè instelling het steeds baie aandag geniet; Sondagskoolkonferensies is gehou, onder andere ook op Zeerust. Spaarsin is by die gemeentelede en volksgenote aangemoedig en onsedelikheid in watter vorm ook al is met krag teengegaan. Die tug is gereeld toegepas in gevalle waar onenigheid tussen lidmate ontstaan het, immoraliteit gepleeg is, waar geskinder is en waar daar onwilligheid by lidmate bestaan het om bydraes te gee. 'n Saak wat ook aandag gekry het was die versorging van weeskinders. By gebrek aan 'n eie weeshuis waarheen die weeskinders van die Nederduitsch Hervormde Kerk gestuur kon word, is aanvanklik van die Langlaagte Weeshuis van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk gebruik gemaak en het 'n groot aantal weeskinders uit Hervormde huisgesinne vir baie jare 'n plek daar gekry en is dié bekende weeshuis ook mildelik deur die verskillende gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk gesteun.

Die finansies van die gemeente het deur al die jare 'n belangrike plek in die besprekings en besluite van die Kerkraad en die gemeentevergaderings ingeneem. Veral in die jare wat op die Tweede Vryheidsoorlog gevolg het, was die finansiële posisie van die gemeente nooit sterk nie en het die nakoming van geldelike verpligtings steeds kommer gebaar en is daar voortdurend planne beraam en oor metodes en middels besin waardeur die inkomste van die gemeente verhoog kon word. Hoe die Kerkraad en gemeente gepas en gemeet, beplan en besuinig en kop bo water gehou het onder moeilike omstandighede en uiteindelik alle geldelike verpligtinge teenoor die predikant en gemeente sowel as teenoor die Kerk in die algemeen nagekom het, is 'n merkwaardige verhaal op sigself. Naas lidmaatbydraes, wat oor die algemeen maar swak ingekom het, is fondse verkry uit die opbrengs van basaars en sustersbasaars wat vanaf 1907 gehou is, maar daarna as gevolg van teenkanting uit sommige oorde gestaak is, en uit verkopings en vendusies. Die finansies van die gemeente het steeds baie aandag gekry en 'n verbetering het ingetree nadat die idealisme van die gemeentelede opgewek is. Nadat die finansies van die gemeente vir baie jare onder die beheer was van 'n Commissie van Finansieel Beheer, met ouderling J. C. Coetzee as die vernaamste lid en stukrag daarvan, is die „oude financiers der gemeente" in Julie 1907 vervang deur 'n Commissie van Financien met mnr. Charlie Hamm, tesourier van die Zeerustse Munisipaliteit, as kassier daarvan. In Oktober 1908 is hy opgevolg deur Willem van Drimmelen, onderwyser en broer van die predikant, en op sy beurt weer deur A. J. Joubert in Oktober 1909.

Ongeveer 100 boeke wat vroeër deur die plaaslike debatsvereniging gebruik is, was vanaf Julie 1908 onder beheer van die Hollandse onderwyser en tot die beskikking van die gemeentelede en inwoners van die dorp gestel. C.N.O.-skole is in die distrik gestig en in stand gehou deur die bemoeiinge van ouderling J. C. Coetzee, ds. Van Drimmelen en die Kerkraad. Onder leiding van ds. Van Drimmelen het die viering van

Dingaansfees, tans Geloftefees genoem, weer herlewe en jaarliks, vanaf Desember 1907, is die gelofte in die distrik en op die dorp nagekom. Op die dorp is die ses kerkerwe van die gemeente tot die beskikking van die feeskomitee gestel. Die onderwys in die algemeen het voortdurend die hartlike belangstelling van ds. Van Drimmelen en die Kerkraad geniet. Ds. Van Drimmelen, die eertydse onderwyser in die ou Zuid-Afrikaansche Republiek, het steeds gepleit vir gelyke taalregte; vir Hollands as medium van onderwys, ook in die onderrig van Engels; vir die toepassing van die beginsels van die Christelik-Nasionale Onderwys en het hy steeds krities gestaan teenoor die Smuts-Onderwyswet. Jongmense se belangstelling is opgewek vir loopbane in die weermag, die polisiediens en die verpleegstersberoep.

In Julie 1907 het ds. Van Drimmelen in die gemeentevergadering bekendgemaak dat die regering die geleentheid bied vir gratis opleiding in weef- en spinkuns en dat die dogters van die gemeente hulle sodoende as onderwyseresse in weef en spin kon bekwaam en sodoende selfstandig kon word. Belangstellendes moes hul name by ds. Van Drimmelen opgee en hy het die name aan die regering gestuur. Op 30 Julie 1911 het ds. Van Drimmelen in die Kerkraadsvergadering aangekondig dat die spinskool op 1 Julie 1911 om 10.00 vm sou open. Die spinskool het vir drie



Hervormde lidmate van Pietersburg besig met spin en weef onder leiding van mev. Johanna Brandt, geb. Van Warmelo, eggenote van ds. L. E. Brandt. So 'n spin- en weefskool is ook op Zeerust deur ds. Van Drimmelen gestig; later oorgeplaas na woning van oudl. J. C. Coetzee op Doornrivier.

maande op Zeerust met sy werksaamhede voortgegaan toe dit as gevolg van die hoë losieskoste oorgeplaas is na die woning van ouderling J. C.

Coetzee op Doornrivier, waar agt dogters, onder wie ook dogters van welgestelde ouers, geleer het om te spin en te weef. In 'n tydsbestek van ses maande het hulle meer as R120.00 met hul werk verdien en die opbrengs aan armsorg bestee. Reisdekens, kleedjies, tjalies, en ander artikels is geweef en verkoop ten behoewe van die armes en sodoende het dit 'n uitmuntende middel vir armversorging geword. Hierdeur het die gemeente en sy predikant 'n navolgenswaardige voorbeeld aan ander gemeentes en gemeenskappe gestel.

Die heroprigting van die kerklike koerant, De Hervormer, is deur die gemeente baie goed ondersteun, terwyl die jaarlikse publikasie van die Almanak ook bevorder is.

Tydens die dienstyd van ds. Van Drimmelen het die afstigting van twee gemeentes plaasgevind. Voorbereidende stappe is in Mafeking en Vryburg gedoen in verband met die afstigting van 'n nuwe gemeente in daardie geweste en in Julie 1908 het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering toestemming verleen tot die eventuele afstigting van 'n nuwe gemeente. In 1910 het toe die stigting van 'n konsulentsgemeente gevolg. Die stigting van 'n nuwe gemeente in die gebied tussen Marico en Rustenburg is deur ds. Van Drimmelen op 'n vergadering van die Westelike Ring in Julie 1910 bepleit en vanaf Oktober van daardie jaar was daar 'n bedrywigheid in verband met die aankoop van grond vir 'n kerkgebou en pastorie op Brakfontein. In 1912 is 97 morge van die plaas gekoop en 'n nuwe gemeente op 22 November 1913 gestig. As skriba van die Ringskommissie van die Noordelike Ring, was ds. H. C. M. Fourie van Bronkhorstspruit teenwoordig by die stigtingsvergadering van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zwartruggens. Hy het 'n sierlike en bondige leerrede oor 1 Thes. 4:10 by die geleentheid uitgespreek en 'n berig oor die gebeurtenis het onder andere gemeld dat dit die eerste keer was dat sy stem „in deze woestyn is gehoord."

In 1911 vra en ontvang die gemeente vier erwe van die regering op sekere voorwaardes op Ottoshoop.

Die opleiding van predikante in Pretoria het vanaf Mei 1907 die hartlikste ondersteuning van ds. Van Drimmelen, die Kerkraad en die gemeente ontvang. Die opleiding is deur al die jare geldelik en moreel met die uiterste kragte gesteun. Ds. Van Drimmelen was een van die sterkste en mees oortuigde voorstanders van 'n eie opleiding, naas di. Van Belkum, Brandt, Ruysch van Dugteren, en ander. Baie tyd en kragte is bestee aan die bevordering van die opleiding. Op een tydstip het ds. Van Drimmelen gesê: „Wy houden onze nationaliteit en de godsdienst onzer vaderen op met deze school." Vir baie jare is die belange van die Kweekskool deur die gemeente vooropgestel.

Studente wat verder wou studeer, hetsy vir predikant of onderwyser, is geldelik gesteun, veral deur middel van kollektes wat gereeld in die gemeentevergaderings gehou is. 'n Fonds vir Behoeftige Studente is deur di. Van Belkum en Van Drimmelen in die lewe geroep en deur hulle beheer.

Ook die susters van die gemeente het die belange van die behoeftige studente op hul hart gedra. Afgesien van kollektes wat hulle vir die studente gehou het, is die susters ook vir ander lofwaardige sake in die gemeente geaktiveer. Hulle het sustersbasaars gereël, die knielkussings vir die knielbanke vir huwelikspare gemaak; groot nagmaaltafellakens gemaak en vir herstelwerk aan die kerkgebou gekollekteer terwyl mev. Van Drimmelen by een basaargeleentheid die eerste boekverkoping op Zeerust gereël het.

Die geldelike en morele ondersteuning wat die predikant, Kerkraad en gemeente vanaf 1910 aan student P. J. J. Venter gegee het, is iets merkwaardigs en strek alle betrokkenes tot groot eer. Venter, „een zeer verdienstelyk jongmensch, van arme ouders", is op sy versoek vanaf 1910 deur die Kerkraad en gemeente geldelik gesteun in sy voorgenome studie vir predikant. Op daardie stadium was hy nog 'n hoërskoolleerling en gereelde kollektes is in die kerkraads- en gemeentevergaderings gehou „voor onze student Venter". Die ondersteuning van Piet Venter het in die geloof begin en is 'n saak van gebed gemaak en op die lang duur is die beyweraars en goedgesindes nie beskaam nie en het Venter die eerste student geword wat onder leiding van prof. dr. Greyvenstein aan die Transvaalse Universiteitskollege afgestudeer het, en het die voorreg hom mettertyd te beurt geval om vir 'n tydlank as predikant in Zeerust te dien.

Verwysende na die eenparige besluit van die gemeente en kerkraad om Venter geldelik te steun, het ds. Van Belkum in Oktober 1910 in „De Hervormer" geskryf: „Zoo breidt het werk (van die opleiding van predikante) zich uit. God zegene daarvoor deze gemeente, haar leeraar en haar jongelingschap." As die verdere loopbaan van ds. Van Drimmelen, die prestasies van Zeerust-gemeente en die loopbane en prestasies van jongmense wat uit die boesem van die gemeente voortgekom en belangrike diens aan kerk en staat gelewer het en nog steeds lewer in gedagte gehou word, het God inderdaad die gemeente, sy predikante en sy jeug geseën!

In Mei 1907 is besluit dat die Kerkplein toegedraad sou word en in Julie 1908 het 'n besluit gevolg dat bloekomboompies rondom die Kerkplein geplant kon word en is reëlings getref vir die versorging daarvan. Die Regering het destyds die bloekomboompies gratis verskaf en op versoek van die Kerkraad het mettertyd 217 boompies opgedaag. Die bome is aangeplant. In 1909 is 'n put van 14 voet diepte op die Kerkplein gegrawe en het dit vyf voet water bevat. Van die 76-jarige Louw van Niekerk is R20.00 vir die grawe van die put ontvang. Tydens die Oktober-Nagmaal in 1909 was daar 55 ossewaens en 60 tente op 'n ordelike wyse op die Kerkplein gerangskik en vir die eerste keer is die vee en trekdiere elders versorg. In 1910 was daar onderhandelings met die Regering oor die verkoop van die Kerkplein. In dieselfde jaar is genl. Hertzog, Minister van Justisie in die Botha-kabinet, tydens sy besoek aan Zeerust deur 'n afvaardiging van die Kerkraad gespreek oor die moontlike verkoop van die Kerkplein aan die Regering, maar van die voorneme het niks gekom nie.

In Januarie 1911 het die gemeentevergadering besluit om „onder geen omstandighede deze Kerk en plein te verkoopen."

Die oprigting van 'n nuwe kerkgebou is reeds in 1907 aangeroer en met die oog daarop het ds. Van Drimmelen 'n pragtige Statebybel met koperslotte as 'n geskenk vir gebruik in die nuwe kerkgebou aangebied. Toe ds. Van Belkum in Januarie 1909 met die kerkviering op Zeerust kom help het, het hy in die gemeentevergadering die gedagte uitgespreek dat koste vir 'n nuwe kerkgebou eers baie goed bereken moes word. Hy was van opinie dat die ou historiese kerkgebou nog lank diens moes doen en dat die kerkgebou net opgeknap en verbeter moes word deur, onder andere, die aanbring van 'n plafon en die verbetering van die vloer. Hy het gevoel dat die tye op daardie stadium te sleg was om 'n nuwe kerkgebou op te rig. Ds. Van Belkum se opmerkings het gevolg na aanleiding van besluite in 1908 dat die Munisipaliteit van Zeerust gespreek sou word oor grond vir 'n nuwe kerkgebou en dat onderhandelings met die Regering aan die gang was oor die skenking van twee morge grond vir dieselfde doel. In dieselfde jaar is die Kerkraad egter meegedeel dat die Regering nie oor die nodige fondse vir die aankoop van die kerkgebou beskik het nie en is die aanbod van die Kerkraad om die kerkgebou aan die Regering te verkoop van die hand gewys. Kort na ds. Van Drimmelen se koms, is planne beraam vir beter beligting in die kerkgebou. In 1908 is die konsistorie uitgebou en in 1909 het die aanbring van 'n plafon, die maak van kerkbanke en die insit van 'n vloer in die kerkgebou aandag geiet. In dieselfde jaar is die pastorie verbou en het S. J. Joubert en sy vrou 'n kanselkleed met die woorde „Eere zy God!" daarop, aan die gemeente geskenk. Die solder is in Oktober 1911 voltooi en die kerkbanke in 1912 in die kerkgebou geplaas. Met die kerkviering van September 1912, toe daar 58 waens en 30 karre op die Kerkplein uitgespan gestaan het en 25 jongmense met fietse na die Nagmaal gekom het, het die kerkgebou van binne sowel as buite 'n ander voorkoms as in die verlede gehad. Dit was voorsien van 'n plafon, 'n plankvloer en gemaklike kerkbanke wat vry sitplekke gebied het. Daarbenewens het 'n nuwe lamp saans 'n helder lig versprei en was die binnemure netjies in 'n ligbruin kleur geverf terwyl die buitemure gepleister is. In De Hervormer van Oktober 1912 het ds. Van Belkum geskrywe dat hy „kreeg de indruk dat door de pastor loci goed werk is gedaan en dat des Heeren zegen rust op die gemeente."

In die eerste helfte van 1909 is ds. Van Belkum per brief gevra om 'n kerklike besoek aan Humpata, in Portugees Wes-Afrika, waar die Dorslandtrekkers en hul nakomelinge gewoon het, te bring. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het aanbeveel dat die predikant en een ouderling van Zeerust-gemeente na Humpata gaan met die doel „om een Nederduitsch Hervormde Gemeente te stichten." Terselfdertyd is ds. J. Kuhn na Duits en Brits Oos-Afrika afgevaardig. Ds. Van Drimmelen het sy laaste preek op Zeerust voor sy vertrek, op 15 Mei 1910 gehou en in De Hervormer van dieselfde datum het ds. Brandt geskrywe dat ds. Van

Drimmelen op pad is „na de broeders en zusters in de verstrooiing die smeken om een leeraar om hen te komen bezoeken en de sacramenten te bedienen. Het is weer de oude geschiedenis van de Voortrekkers verweg in de wildernis." Hy, mev. Van Drimmelen en ouderling J. G. Benade het op 16 Mei vanaf Mafeking na Kaapstad vertrek. Mev. Van Drimmelen het op 18 Mei vanaf Kaapstad na Europa, en hy en sy ouderling na Humpata per skip vertrek. Nadat sy amptelike werk in Humpata afgehandel is, wat onder andere die stigting van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Humpata op 4 Junie ingesluit het, het hy ook 'n besoek aan Nederland gebring. In November 1910 was die egpaar weer terug van hul reis na Europa. Teen die einde van 1913 en in die begin van 1914 het hy 'n tweede besoek aan Humpata gebring.

Afgesien van die afhandeling van sy veelvuldige daaglikse pligte as predikant van 'n uitgestrekte plattelandse gemeente en die bediening van konsulentsgemeentes, tesame met sy plige as lid van die Ringskommissie en ander kommissies van die Kerk, het hy nog tyd gevind om artikels in De Hervormer en die Almanak te skrywe. Van die twee publikasies was hy 'n troue ondersteuner en bevorderaar van hul belange in die gemeente In 1914 het hy 'n beroep aanvaar na Zoutpansberg wat op daardie stadium reeds sewe jaar sonder 'n vaste predikant was. Hy het op 26 Desember 1914 eervolle ontslag van die Kerkraad ontvang en op die volgende dag afskeid van die gemeente geneem. Sy afskeidsrede het hy gehou na aanleiding van 11 Thes. 2:15-17. In 'n afskeidsadres wat hy by die geleentheid ontvang het, is hy geloof vir sy hartlike samewerking met die gemeente; die gemeente het op alle gebiede baie vooruitgegaan; hy het baie gedoen vir die onderwys en opvoeding; hy het gedien op die Skoolraad en daar belangrike werk verrig; hy het die C.N.O. bevorder; hy was trou in sy huisbesoek; hy was trou in die hou van buitedienste en hy was altyd bereid om op geestelike en stoflike gebied hulp te verleen. Verder het die adres daaraan herinner dat die gemeente ook op stoflike gebied baie vooruitgegaan het: die skulde is afbetaal; die kerkgebou is binne en buite baie verbeter en die pastorie is vergroot en verbeter. Vir Marico, is ten slotte getuig, was hy tot groot seën.

Weens die ernstige siekte van sy suster, kon die familie nie dadelik vertrek nie en is hy later alleen weg en op 9 Januarie 1915 deur ds. Brandt op Pietersburg bevestig. In Oktober 1918 is hy weer 'n keer na Humpata en nadat hy nog 'n gemeente in daardie geweste gestig het, is hy daar in die begin van 1919 aan die griep oorlede en daar begrawe. Sy afsterwe is in Zwartruggens en elders op paslike wyse gedenk. In die vergadering van die Kerkraad van Zeerust is op 28 Maart 1919 'n mosie van simpatie met sy familie aangeneem en is 'n kollekte gehou vir die terugbring van sy stoflike oorskot. Op versoek van mev. Van Drimmelen moes die geld egter gebruik word vir die aanskaffing van 'n boekrak in die biblioteek van die Teologiese Fakulteit in Pretoria.

## 19. DIE DIENSTYD VAN DS. SIMON VERMOOTEN, 1915-1919.

Nadat die Kerkraad in April 1915 sonder sukses 'n beroep op ds. J. J. Prinsloo Jsn., uitgebring het, is prop. Simon Vermooten op 10 Julie 1915 met eenparige stemme beroep.

Die vader van prop. Simon Vermooten het in 1883 na Suid-Afrika geëmigreer. In later jare het hy die bekende begrafnisonderneming, Vermooten & Seuns begin. Simon Vermooten is gebore op 25 Junie 1887 op die plaas Buffelshoek, halfpad tussen Parys en Potchefstroom. Sy laerskoolonderrig het hy feitlik uitsluitlik van Hollander-onderwysers ontvang.

In die Tweede Vryheidsoorlog is sy vader en oudste broer, wat saam met genl. Piet Cronje gevange geneem is, na St. Helena gestuur. Hul plaashuis is afgebrand en die moeder en die res van die gesin het na Johannesburg verhuis, waar sy 'n huis naby die teenswoordige Mayfair-stasie gehuur het. Om 'n lewensbestaan te maak, het sy wasgoed van die mynwerkers van Crown Mines ingeneem. Die jong Simon Vermooten, skaars dertien jaar oud, het vuurhoutjies in die strate verkoop om sy moeder se karige inkomste aan te vul. Eendag het hy weggeloop met die doel om by 'n Boerekommando aan te sluit. Die Engelse wagte rondom die stad het hom egter voorgekeer en na sy moeder teruggestuur. Toe het hy as grofsmid op een van die goudmyne gaan werk.

Na die oorlog het hy op Robertson, in die Kaapprovinsie, gaan skoolgaan. Omdat die medium van onderrig uitsluitlik Engels was, is hy van St. 6 na St. 2 teruggesit. Aan die einde van daardie selfde jaar het hy egter St. 7 geslaag. Nadat hy sy matrikulasie-eksamen geslaag het, het hy op die plaas Vyfhoek, net buite Potchefstroom, vir 'n tydlank onderwys gegee. Die Nederduitsch Hervormde Kerk het hom toe 'n beurs aangebied om in Nederland teologie te gaan studeer. Dit was altyd sy begeerte om in die teologie te gaan studeer maar gebrek aan die nodige fondse, het hom tot op daardie stadium van verdere studie weerhou.

Na 'n suksesvolle studietyd wat vier en 'n halwe jaar geduur het, het die Potchefstroomse seun sy teologiese studie aan die Universiteit van Utrecht in die eerste helfte van 1915 voltooi.

Nadat hy op 27 Mei 1915 op Schiedam deur prof. dr. H. Visscher met mej. Heiltjie Cornelia Broekhuizen in die huwelik bevestig is, het die egpaar na Suid-Afrika en sy ouertuiste op Potchefstroom teruggekeer. Op daardie stadium was die Eerste Wêreldoorlog nog aan die gang en het die skip snags bygevolg in die donker gevaar.

Tydens die nagmaalsviering op 10 en 11 Julie 1915 was teologiese kandidaat Simon Vermooten vir ds. Ennis, die konsulent van Zeerust-gemeente, behulpsaam met die nagmaalsdienste en het hy die Saterdagmiddagdiens waargeneem. „Het was een onvergeetlik ogenblik voor die gemeente, toen zy de jonge leraar daar voor haar zag optreden . . . " het

Regs: Proponent Vermooten en sy bruid op hul troudag in Schiedma, 27 Mei 1915



Prop. S. Vermooten en sy bruid.

'n beriggewer in De Hervormer geskrywe. Sondagmiddag het hy weer 'n keer voor die gemeente opgetree.

Nadat Simon Vermooten die proponentseksamen voor die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering afgelê het en hy op 17 Julie tot die evangeliebediening in die Nederduitsch Hervormde Kerk toegelaat is, het hy die beroep na Marico aangeneem. Op 15 Oktober is hy op Zeeruststasie ontmoet en vandaar na die kerkgebou gebring waar hy hartlik deur ds. Ennis namens die Kerkraad en gemeente verwelkom is. Op 17 Oktober, in 'n stampvol kerkgebou en in die teenwoordigheid van sy ouers en predikante van die susterskerke, is hy deur ds. C. W. du Toit van Potchefstroom bevestig. Aan die handoplegging wat op 'n spesiaal-opgerigte platvorm voor die preekstoel geskied het, het agt predikante deelgeneem en die verrigtinge het op diegene wat teenwoordig was, 'n diep indruk gemaak. Sy intreepreek op Saterdagaand was „zeer indrukwekkend en duidelik." Volgens berigte was dit die grootste opkoms in die geskiedenis van die gemeente. Ds. Van Drimmelen wat ook oorgekom het, het twee keer voor die gemeente opgetree. Sondagmiddag het hy in die Gereformeerde kerkgebou opgetree en ds. J. Kuhn gelyktydig in die Hervormde kerkgebou.

Sake wat in die tyd van ds. Van Drimmelen aandag en steun geniet het, is ook deur ds. Vermooten kragdadig aangepak. Verder is 'n gemeentelike argiefkommissie in die lewe geroep; is in Julie 1918 'n dag van gebed en verootmoediging met die oog op die beëindiging van die Eerste Wêreldoorlog afgekondig en is maatskaplike euwels soos dans en dronkenskap teengegaan. In April 1916 het die Kerkraad besluit „dat de Leraar zal voortgaan met het uitgeven van het Kerkblad", die eerste gemeenteblad dus wat in Zeerust deur die Nederduitsch Hervormde Gemeente uitgegee is. Na elke diens in die kerkgebou, vanaf April 1916, is 'n dankgebed in die konsistorie uitgespreek, terwyl ouerpare vanaf Julie 1918 by die doopplegtigheid voor die hele gemeente teenwoordig moes wees. In 1915 en 1916 is afkeur uitgespreek teen die insluiping van partypolitiek in die Kerkraad en gemeente en het die verskillende Kerke en gelowe 'n ooreenkoms getref waardeur 'n politieke verkiesing vir skoolraadslede voorkom is. Met die oog op dié gedeelte van die lidmateregister wat in die Driejarige Oorlog verlore gegaan het, is in Oktober 1915 besluit om alles in die werk te stel om tydens huisbesoek inligting in te win waardeur 'n nuwe register saamgestel kon word. In Julie 1918 het die Kerkraad 'n voorskot van R340.00 aan ds. Vermooten gegee waarmee hy 'n motorkar gekoop het, 'n gebeurtenis wat vandag nog deur vroeëre lidmate soos wyle mnr. W. J. (Willie) Basson, skoolhoof en dosent van Pretoria, onthou word. Soos sy voorganger, het ook ds. Vermooten waardering gehad vir die werk van die susters van die gemeente.

In Oktober 1915 is die put en pomp op die Kerkplein nagesien en in Januarie 1916 is besluit dat die put dieper gemaak en 'n nuwe pomp opgesit moet word. Teen die einde van 1916 is weer 'n keer bome rondom die Kerkplein geplant.



In April 1916 het die Kerkraad die wenslikheid bespreek om grond aan te kop vir die oprigting van 'n nuwe kerkgebou en is besluit om die saak aan 'n Reëlingskomitee op te dra met volmag om provisioneel kontrakte aan te gaan.

Tydens die griepepidemie van 1918/1919, is die kerkgebou as 'n hospitaal gebruik. Ds. Vermooten was ook ernstig siek terwyl daar verskillende sterfgevalle voorgekom het.

Die pastorie is in Oktober weer 'n keer gerepareer onder toesig van ouderlinge Coetzee en Wolmarans.

In Julie 1916 het ds. Vermooten en ouderling Van den Berg lidmate in die Britse Protektoraat besoek en is terselfdertyd kerkraadslede vir die gebied aangewys. In Oktober 1918 het die Kerkraad toestemming verleen dat ds. Vermooten een keer elke drie maande 'n vaste Sondagdiens op Groot Marico kon hou. Ouderling S. J. Joubert het by die geleentheid bekendgemaak dat die broers Piet, George en Adriaan van den Berg 'n stuk grond (op Wonderfontein) aan die gemeente toegesê het vir die




Die „ou pastorie" wat in die tyd van ds. en mev. Vermooten bewoon is, en voor hulle ook deur ds. en mev. Van Drimmelen.

bou van 'n kerkgebou mettertyd. In 1919 is die stuk grond in erwe opgemeet op koste van die Kerkraad. In 1916 is aandag gegee aan die Hervormde lidmate wat in die omgewing van Mafeking woonagtig was en is besluit dat hulle onder die Marico-gemeente sou ressorteer.

Vanaf 1915 is geldelike hulp, deur middel van kollektes en 'n lening, verleen aan M. M. (Thys) Basson wat vir predikant wou studeer; in Januarie 1916 het hy 'n kinderdiens waargeneem maar in Januarie 1917 het hy berig dat hy nie meer met sy voorgenome studies kon voortgaan nie. In 1917 het P. S. Grobler geldelike ondersteuning gekry en is voortgegaan met steun aan die Behoeftige Studentefonds. Student Venter het in Januarie 1916 die geleenheid gekry om die gemeentevergadering toe te spreek en op 15 Februarie 1916 word berig dat Venter en Basson, wat op daardie stadium albei vir predikante wou studeer, hulle matriekeksamen met goeie gevolg afgelê het en dat hul studie in die godgeleerdheid spoedig sou begin.

Die opleiding van predikante het altyd baie aandag van ds. Vermooten geniet, veral die insameling van gelde vir die „Theologische Kweekschoolfonds". Op 31 Maart 1916 het die Kerkraad 'n beskrywingspunt na die Algemene Kerkvergadering gestuur wat gelui het „dat de Algemene Kerkvergadering overgaat tot het oprichten van een Kweekschool." In Februarie 1917 is aangekondig dat dr. J. H. J. A. Greyvenstein deur die Kuratorium van die Nederduitsch Hervormde Kerk as professor vanweë die Nederduitsch Hervormde Kerk aan die Transvaalse Universiteitskollege benoem

is om die opleiding van die aanstaande predikante op hom te neem in samewerking met ander professore wat deur die Universiteitskollege benoem sou word in die teologiese fakulteit wat deur die T.U.K. opgerig sou word. Dr. Greyvenstein het die benoeming aangeneem, maar op daardie stadium was dit nog nie seker wanneer hy met sy lesings sou begin nie. Die beriggwer van De Hervormer het egter op 15 Februarie 1917 bygevoeg dat „intussen zyn er enige studenten in Pretoria die hun matriek gedaan hebben en door Z.Eerw. onderricht moeten worden in de vakken nodig voor het voorbereidend examen." Onder hulle was P. J. J. Venter en M. M. Basson van Zeerust. Thys Basson het hom egter aan die begin van 1917 aan die studie onttrek.

Op 1 April 1917 het dr. Greyvenstein afskeid geneem van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria en van toe af sy werksaamhede as professor aanvaar.

Voor sy vertrek uit die gemeente het ds. Vermooten hom begin beywer dat die opleiding van predikante vir die Nederduitsch Hervormde Kerk nie aan 'n goewermentsinrigting, soos die T.U.K., moet geskied nie, maar wel aan 'n eie selfstandige Kweekskool of in samewerking met die Teologiese Skool van die Gereformeerde Kerk op Potchefstroom. Die Algemene Kerkvergadering was egter nie te vinde vir die voorstel nie maar het voorkeur bly gee aan 'n universiteitsopleiding van toekomstige predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk. In April 1967 is die vyftigjarige bestaan van die Teologiese Fakulteit aan die Universiteit van Pretoria op luisterryke wyse gevier.

In Januarie 1919 is ds. Vermooten na Potchefstroom beroep wat deur hom bedank is. Hy is toe in Maart weer beroep en na aanvanklike twyfel, en in weerwil van ernstige vertoë deur die Kerkraad van Zeerust dat ds. Vermooten by hulle moes bly, het hy gevoel dat hy in die belang van die Nederduitsch Hervormde Kerk die beroep moet aanvaar en het hy op 29 Maart 1919 afskeid van die Kerkraad geneem en op die volgende dag van die gemeente. Op Saterdagaand 29 Maart 1919, het ds. Vermooten 'n roudiens gehou na aanleiding van die dood van ds. Van Drimmelen in Humpata, waar hy op 'n amptelike besoek was. Die kansel en kerkraadsbanke was in swart lanfer gedrapeer. Ds. Vermooten het beklemtoon hoeveel Marico aan wyle ds. Van Drimmelen te danke het en hoe diep tragies dit was dat hy in die middel van sy arbeid, ver weg van sy geliefdes, tot hoër diens opgeroep is.

Opregte waardering vir die werk van ds. Vermooten is in die begin van April tydens die afskeidstoesprake deur verskillende sprekers uitgespreek. In sy eerste gemeente het ds. Simon Vermooten ongetwyfeld diep spore getrap. Hy was in elke opsig 'n waardige opvolger van wyle ds. Van Drimmelen en diegene wat voor hom in Zeerust gearbei het.

Op 3 April 1919, drie dae na sy afskeid, is die jongste dogtertjie van die Vermooten-egpaar, Carma Sylvia, ongeveer een jaar oud, aan die kroep oorlede.



Prof. dr. J. H. J. A. („Vader") Greyvenstein wat in 1917 die eerste hoogleraar van die Teologiese Fakulteit aan die Transvaalse Universiteitskollege geword het en wat van toe af 'n belangrike aandeel gehad het in die vorming van teologiese studente wat, onder andere, uit Marico afkomstig was.

Op die dag van die gesin se vertrek was daar op Zeerust 'n groot skare aanwesig en later in die dag ook op Groot Marico. Ds. Vermooten was 'n begaafde prediker en baie hartlik in sy omgang met mense. Daarby het hy oor 'n fyn sin vir humor beskik. Nadat hy agtereenvolgens op Potchefstroom (1919), Pretoria (1926), Pretoria-Noord (1949) en Losberg (1955) predikant was, het hy vanweë swak gesondheid in 1963 sy emeritaat aanvaar. Voor sy finale uittrede het hy 'n beroerte-aanval gekry waardeur sy spraak aangetas is. Vir ses maande het hy bly hoop dat hy in so 'n mate sou herstel, dat hy met sy werk as predikant sou kon voortgaan. Sy ongesteldheid was vir hom persoonlik 'n swaar slag omdat hy die begeerte gekoester om vir vyftig jaar in die bediening te staan. Hy was egter nie meer in staat om sy normale ampspligte uit te voer nie en het dus sy emeritaat aanvaar. Daarna het hy nog vir 'n tydlank as ouderling in die Losberggemeente gedien. Op 25 Augustus 1965 is hy oorlede. Met sy heengaan was mev. Vermooten reeds jare vantevore op 3 Junie 1953, gestorwe.

**Casper Hendrik Rautenbach.**

In dieselfde jaar waarin ds. Vermooten afskeid van Zeerust geneem en na Potchefstroom vertrek het, het 'n jong sestienjarige student, wat mettertyd 'n groot rol op kerklike, opvoedkundige en maatskaplike terrein



Ds. C. H. Rautenbach as jong predikant in die twintiger jare.

sou speel en selfs op 'n keer Suid-Afrika se saak voor die Wêreldhof in Den Haag sou gaan stel, op sy beurt na Pretoria vir verdere studie aan die ou Transvaalse Universiteitskollege vertrek. Die jong seun was Casper Hendrik Rautenbach. Hy is gebore op 6 Maart 1902 op Zeerust. 'n Deel van sy voorgeslag was in die Groot Trek, onder andere die families Beukes en Joubert, wat hulle reeds in 1847 in die oostelike gedeelte van Marico gevestig het. Sy Coetzee-voorgeslag — hy stam af van Hendrik Jacobus Coetzee (1813-1897) van Wilgeboomspruit, die oudste broer van Casper Hendrik Coetzee van Hazenjacht en Maria Isabella Coetzee, eggenote van Diederik J. Coetzee van Kameeldoorn — woon reeds sedert die laat vyftiger jare van die vorige eeu in Klein Marico.

Sy laer- en hoërskoolonderwys, sowel as die grootste gedeelte van sy universitêre onderrig het hy deur medium van Engels ontvang aangesien Afrikaans as onderrigmedium op skool en universiteit in daardie jare nog nie tot sy reg gekom het nie.

In die begin van 1919 het hy student geword aan die ou T.U.K. in Pretoria met die voorneme om onder leiding van prof. dr. J. H. Greyvenstein vir predikant te studeer in die teologiese fakulteit van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Dit is 'n minder bekende feit dat hy van huis uit 'n lidmaat van die Ned. Herv. of Geref. Kerk was, soos sy broers en ander naasbestaandes trouens vandag nog steeds lidmate van die Ned. Geref. Kerk is.



Die Ou Lettere-gebou van die Universiteit van Pretoria waar, beginnende by P. J. J. Venter, 'n groot aantal gemeenteseuns van Marico vanaf 1917 hul teologiese studie begin en voltooi het, en sommige nog daarmee besig is.

Hy was 'n besonder skrander student en die verwagting is vroeg reeds gekoester dat hy mettertyd 'n akademiese loopbaan sou volg. Sy eerste universiteitsaanstelling aan die T.U.K. was as deeltydse lektor in Wysbegeerte en Sielkunde in Augustus 1923, toe hy in sy finale studiejaar was en so pas een en twintig jaar oud geword het. Aangesien hy vanweë sy jeugdigheid in 1924, na die voltooiing van sy teologiese studie, nog nie beroepbaar gestel kon word nie, het hy in 1924 'n aanstelling aan die T.U.K. as lektor in Wysbegeerte aanvaar. In 1926 het hy waarnemende departementshoof van Filosofie geword en sodoende op vier en twintigjarige leeftyd lid van die Senaat van die ou T.U.K.

In 1927 het hy as lektor bedank en op 22 Januarie 1927 is hy op Bronkhorstspruit deur prof. dr. J. H. Greyvenstein as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Erasmus bevestig. Hy het intussen in die huwelik getree met Catharina W. Oosthuizen, uit welke egverbintenis mettertyd drie kinders gebore is. In 1930 het hy predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria geword en vier jaar later van Noordelike Pretoria. Daar was hy werksaam totdat hy in Januarie 1939 professor in Etiek en Geskiedenis van die Wysbegeerte in die Fakulteit Lettere en Wysbegeerte aan die Universiteit van Pretoria geword het. Terselfdertyd het hy hoof geword van die Departement Opvoedkundige Etiek in die Fakulteit Opvoedkunde.



Prof. dr. C. H. Rautenbach, soos duisende studente hom in die loop van die jare as Rektor leer ken, waardeer en respekteer het. Vir die Universiteit van Pretoria het hy as Dosent, Hoogleraar en Rektor ontsaglik veel beteken.

Nadat hy in Mei 1927 as lektor aan die T.U.K. bedank en predikant geword het, het hy in 1932 en 1933 opgetree as dosent in die Algemene Metodiek en Ontwikkelingspsigologie aan die Pretoriase Tegniese Kollege, waarna hy tot in 1938 as deeltydse lektor in die Wysbegeerte aan U.P. werksaam was.

Naas sy werk as professor in die fakulteite Lettere en Wysbegeerte asook Opvoedkunde, het hy van 1940 tot 1945, na die aanstelling van dr. A. S. Geyser, opgetree as dosent in Christelike Etiek in die Fakulteit Teologie, en van 1942 tot 1948 as dosent in die Metodiek van Godsdiensonderrig in die Fakulteit Opvoedkunde.

In 1947 het hy Dekaan van die Fakulteit Lettere en Wysbegeerte geword en vanaf 9 April 1948 Rektor en Onderkanselier van die Universiteit van Pretoria. Met sy aftrede as Rektor van U.P in Junie 1970 het die hoë en seldsame onderskeiding hom te beurt geval dat hy meer as 22 jaar in daardie hoedanigheid werksaam was en in die loop van die jare 'n groot aandeel gehad het in die skouspelagtige opbloei van die Universiteit van Pretoria.

In die loop van die jare het hy lid en voorsitter geword van 'n groot verskeidenheid liggame, meer as veertig in getal! Wanneer die lang lys nagegaan word, staan mens verstom as jy nadink oor die tyd en energie wat prof. Rautenbach in die loop van die jare, naas sy veeleisende pligte as akademiese en uitvoerende hoof van die Universiteit, aan sy veelvuldige, bykomstige pligte moes bestee het. 'n Groot ramp het hom en sy gesin 'n aantal jare gelede getref toe sy woonhuis en feitlik al hul persoonlike besittings, waaronder 'n onvervangbare boekeskat, in 'n brand in puin gelê is.

Op die universiteitsterrein en elders in Pretoria en Transvaal word hy op verskillende wyse vereer. Mag die dag ook spoedig aanbreek dat sy geboortedorp, Zeerust, op een of ander wyse sy grootste seun op 'n paslike



Prof. C. H. Rautenbach.

wyse vereer! In die loop van die tyd het 'n verskeidenheid publikasies, boeke en artikels uit sy pen die lig gesien. 'n Waardevolle aantal dokumente van opvoedkundige aard is 'n tyd gelede deur prof. Rautenbach aan die Argiefbewaarplek van ons Kerk geskenk.

In Mei 1970 is die Skakelblad van die Universiteit van Pretoria opgedra en in sy geheel gewy aan prof. C. H. Rautenbach, wat na 'n verbintenis van langer as 'n halwe eeu op 30 Junie 1970 uit die aktiewe diens van die Universiteit van Pretoria getree het. Naas 'n groot verskeidenheid van lesenswaardige artikels oor verskillende aspekte van prof. Rautenbach se ryke lewe, word die aandag veral gevestig op „Die Rektor se Afkoms" deur sy jonger broer, Cicero Rautenbach, tot onlangs Burgemeester van Carletonville, en „Prof. C. H. Rautenbach as Kerkman" deur prof. E. S. Mulder.

Prof. Rautenbach het in 1946 eervolle ontslag as predikant ontvang maar het daarna nog dikwels by sekere geleenthede die kansel bestyg. In April 1970 het hy in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria-Oos, waarvan hy en sy gesin lidmate is, die doopdiens, waartydens 'n kleinkind van hom gedoop is, waargeneem.

Prof. Rautenbach het weliswaar in Junie 1970 as Rektor van U.P. afgetree maar ons kan daarvan seker wees dat dit nie die einde beteken het van sy openbare lewe nie. Hy was in elke opsig 'n sieraad vir ons Kerk en een van die grootste seuns wat Zeerust ooit opgelewer het.

## 20. DIE KONSULENTSKAP VAN DS. S. VERMOOTEN, 1919-1922.

Vanaf sy indienstreding as predikant van Potchefstroom het ds. Vermooten as konsulent van sy eerste gemeente opgetree tot met die koms van ds. Wolmarans in Julie 1922. Vanaf Julie 1919 is verskillende predikante sonder sukses deur die gemeente beroep. Di. H. C. M. Fourie, L. E. Brandt, S. Vermooten (twee keer), P. J. J. Venter en A. J. Barger is agtereenvolgens beroep, terwyl dr. S. P. Engelbrecht, „de eerste zoon onzer Kerk die deze titel heeft behaald en zyne studiën geheel heeft voltooid in Holland" en wat in Januarie 1921 in geselskap van mev. Engelbrecht, Zeerust besoek het en met die nagmaalsviering behulpsaam was, kort daarna ook beroep is. Hy is egter as professor aangestel en het die beroepe na Zeerust en Lichtenburg nie aangeneem nie.

In daardie jare is die stryd teen die euwels van dans en drankmisbruik nog voortgesit terwyl die bedrywigheid van die sektes ook las veroorsaak het.

Die oprigting van 'n monument op die terrein van die eertydse vrouekonsentrasiekamp by Mafeking waar 400 vrouens en kinders begrawe lê, is in 1920 geldelik deur die gemeente gesteun.

Links: Hierdie foto van prof. dr. C. H. Rautenbach is in 1969/70 geneem vir die beeldhoudster, Johanna Wassenaar van Pretoria. Die een borsbeeld wat sy van prof. Rautenbach geboetseer het, staan in die Aula van U.P., terwyl die ander een deur die S. P. Engelbrecht-museum aangekoop is.

Veranderings wat in die begin van 1922 aan die vensters van die kerkgebou aangebring is, het 'n beter ventilasie tot gevolg gehad. Die put en pomp op die Kerkplein, sowel as die draadheining wat in 'n vervalle toestand verkeer het, het ook destyds aandag gekry.

In Januarie 1922 het die Kerkraad vergunning verleen dat studente Rautenbach en Grobler aangeneem kon word terwyl teologiese kandidaat P. S. Grobler, „ook 'n zoon uit deze gemeente", in Julie 1921 met die nagmaalsviering behulpsaam was.



Di. Simon Vermooten en D. F. Erasmus, twee geesgenote. As predikant en konsulente van die Zeerust-gemeente in die loop van baie jare, het albei veel beteken vir die gemeente.

In 1919 en die jaar daarna, het die gemeente gunstig gereageer op oproepe van ds. Vermooten vir bydraes vir die oprigting van 'n waardige gedenksteen op die verwaarloosde graf van wyle ds. Van der Hoff op Potchefstroom. Tydens die onthulling van die grafmonument op 9 Oktober 1920 het ouderling J. C. Coetzee, wat ds. Van der Hoff nog persoonlik geken het, die gemeente verteenwoordig en die vergaderdes toegespreek.

In die gemeentevergadering van 27 Maart 1920 het br. Jan Viljoen gepraat oor die Koomansfonds vir die Kweekskool en gepleit vir die totstandkoming van 'n fonds van R30,000.00 ten behoewe van die opleiding en op sy versoek het die konsulent, ds. Vermooten, 'n historiese oorsig gegee van die pogings tot opleiding van predikante in die Nederduitsch Hervormde Kerk en die onstaan van die Koomansfonds. Die gemeentevergadering het toe besluit dat die opbrings van die Oktober-basaar aan die Koomansfonds oorgedra sou word — wat ongeveer R240.00 opgelewer het — en in die gemeentevergadering is meer as R300.00 vir die Fonds belowe. Dit is opmerklik dat rondom die jaar 1920 pragtige bedrae deur



Die grafsteen op die graf van ds. Dirk van der Hoff wat in 1920 in die Potchefstroomse Kerkhof onthul is en deur die inisiatief en beywering van ds. Simon Vermooten tot stand gekom het.

die gemeente geskenk is. Teen die einde van 1920 het daar reeds meer as R1,000.00 vir die Koomansfonds ingekom terwyl daar op daardie stadium nog gelde uitstaande was. Die mooi bydraes was grotendeels te danke aan die positiewe leiding wat ds. Vermooten as predikant en konsulent van Zeerust gegee het. 'n Navolgenswaardige voorbeeld is daardeur aan ander gemeentes gestel.

Op die gemeentevergadering van 25 September 1920 is weer 'n keer gedagtes gewissel oor die opleiding, waarin die gemeente vir baie jare intens belanggestel het, en oor die swak bydraes van ander gemeentes. Ds. Vermooten was van oordeel dat die wyse van opleiding baie mense weerhou het om geld vir die opleiding te gee en hyself was ten gunste van samewerking met die Teologiese Skool op Potchefstroom. Vervolgens het die gemeentevergadering die volgende besluit geneem vir deursending na die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering: „De Nederduitsch Hervormde Gemeente van Marico samengekomen in haar gemeentevergadering van Zaterdag, 25 September 1920, heeft met algemeene stemmen besloten de Algemene Vergadering eerbiediglik te vragen of zy de tyd niet gekomen acht dat de opleiding onzer toekomstige predikanten onttrokken behoort te worden aan invloeden die ongunstig kunnen werken op hun zuiverheid van leer, bv. door samenwerking te zoeken met de Teologiese School der Gereformeerde Kerk te Potchefstroom." Die besluit wat die Algemene Kerkvergadering na aanleiding van die beskrywingspunt van die Marico-gemeente geneem het, is reeds vroeër aangedui.



Dr. S. P. Engelbrecht, wat in Januarie 1921, kort na sy terugkeer uit Nederland, waar hy na jarelange studie 'n doktorsgraad in Teologie aan die Ryksuniversiteit van Utrecht behaal het, Zeerust by geleentheid van 'n nagmaalsviering in geselskap van mev. Olif Engelbrecht besoek het, is daarna as predikant van die gemeente beroep. In 1946 het hy 'n gedenkbrosjure „Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Mariko), 1871-1946" gepubliseer. Die bewaring van die ou kerkgebou het hom steeds baie na aan die hart gelê en as hy in 1968/69 nog sterk en gesond was en betyds te hore gekom het van die voorgenome verkoop van die historiese Kerkplein met sy ou kerkgebou, sou hy seker hemel en aarde beweeg het om te verhoed dat die Kerkplein vervreem en die kosbare historiese gedenkwaardigheid die prooi van slopers word. Vir die afgelope vier jaar word hy versorg in „Ons Tuis" in Pretoria. Tans (in Maart 1971) is sy toestand sorgwekkend en verkeer hy meesal in 'n koma.

## 21. DIE DIENSTYD VAN DS. H. P. WOLMARANS, 1922-1927.

Nadat H. P. Wolmarans en P. S. Grobler in die begin van 1922 hul B.D.-eksamen en op 9 Maart, hul proponentseksamen afgelê het. is prop. Wolmarans op 8 April na Zeerust beroep. Die Kerkraad het besluit om 'n resepsie in die Stadsaal te reël by watter geleentheid hy in die gemeente verwelkom sou word ofskoon sommige lede dit as 'n nuwigheid afgekeur het. Die vrouens van die kerkraadslede, met die hulp van die susters van die gemeente, sou vir verversings sorg, terwyl die Kerklike kas vir alle uitgawes verantwoordelik sou wees. Die Vrydagaand voor sy bevestiging op 8 Julie 1922, is hy en familielede op die stasie deur die konsulent, ds. Vermooten, en die kerkraadslede ontmoet en na die Stadsaal vir die ontvangs gebring. Toesprake is gehou deur prof. dr. Greyvenstein, di. Brandt en Venter, student Dreyer en ander. Die bevestigingsrede is gehou deur prof. Greyvenstein in die teenwoordigheid van sy moeder, suster en mej. Human, sy verloofde, wat van Hendrina afkomstig was en met wie hy op 30 Oktober 1922 op Ermelo in die huwelik bevestig is, net voor hul vertrek na Duits Oos-frika.

Ds. Wolmarans het voortgebou op die grondslae wat deur sy waardige voorgangers gelê is. Baie van sy tyd en kragte is gewy aan die verbetering van die swak finansiële toestand waarin die gemeente verkeer het. In

Oktober 1922 was die geldelike posisie allertreurigs. Ten spyte van die feit dat die lidmaatsbydrae na R1.00 per jaar in 1923 verhoog is, het die skulde van die gemeente in daardie jaar onrusbarend gestyg en was die toestand in 1924 ook nog baie swak. 'n Finansiële Kommissie onder voorsitterskap van ds. Wolmarans het alles in die werk gestel om 'n verbetering te weeg te bring. Toe die bydraes in 1924 baie agterstallig begin raak het as gevolg van 'n skaarsheid aan geld, armoede en gebrek onder 'n groot gedeelte van die gemeente, het ds. Wolmarans met die voorstel gekom dat 'n lening gesluit moes word om die skulde te konsolideer. Die vrees het egter by die Kerkraad bestaan dat 'n lening 'n ongunstige uitwerking op die gemeentelede sou hê en dat dit hul verantwoordelikheidsgevoel teenoor die gemeente sou verminder. Toe hulle tog daarna hul



Ds. H. P. Wolmarans as jong predikant op Zeerust.

toestemming vir die aangaan van 'n lening gegee het, het die lening nie geslaag nie en het die gemeenteskuld intussen groter geword, omdat die lidmate nie hul verpligtings kon nakom nie. In 1924 is 'n nuwe voorstel vir 'n lening weer afgestem, teen die einde van 1924 het die skuld swaar op die gemeente gedruk en teen die begin van 1925 was die toestand haglik en so het dit gebly tot die einde van daardie jaar, ten spyte van die feit dat rekenings gestuur is aan lidmate wat agerstallig geraak het met hul jaarlikse bydraes. In die loop van die jaar moes bankoortrekkings gereël word. In die begin van 1926 is gevoel dat die enigste uitweg sou wees dat 'n groot basaar tydens die April-nagmaal gehou word wanneer 'n groot opkoms met die Ringsitting verwag is. Die res van daardie jaar was daar nog steeds toenemende finansiële probleme en 'n verbetering het eers begin intree teen die begin van 1927.

In Oktober 1922 het ds. Wolmarans die Kerkraad se aandag gevestig op die treurige toestand waarin die gemeentelike argief verkeer het en op sy aandrang sou 'n behoorlike rak in die konsistorie aangebring word, wat blykbaar egter eers in 1924 gebeur het; in 1924 is geldelike steun verleen in verband met die vertaling van die Bybel in Afrikaans; Bybelkennis-eksamens is gereël; in Januarie 1927 is 'n kollekte afgestaan vir die oprigting van 'n gedenksteen vir ds. Goddefroy; in 1925 is geprotesteer teen die opening van 'n naturelleskool in die nabyheid van die pastorie; die Kerklike publikasies is ondersteun en in dieselfde jaar is die Kerkraad gevra om protes aan te teken teen die woon van Kleurlinge in die middel van die dorp.

Ds. Wolmarans het ook daarin geslaag om die gemeentelede te aktiveer, eerstens deur middel van basaars, ook sustersbasaars, waardeur pogings aangewend is om fondse vir die gemeente in te samel, en tweedens deur die hou van 'n tiekieaand in 1927 wat meer as R20.00 opgelewer het en waarby veral die jong lidmate vir die eerste keer op 'n georganiseerde wyse betrek is.

In 1925 is herstel- en opknappingswerk aan die kerkgebou gedoen en in die volgende jaar is elektriese lig in die kerkgebou sowel as in die pastorie aangebring. Die pastorie is ook opgeknap en inwendig vernuwe om die bruid van die predikant te ontvang.

In 1922 het ds. en mev. Wolmarans 'n besoek aan die gemeente in Oos-Afrika gaan bring en met sy terugkeer vroeg in 1923 het hy veral daardie lidmate se ywer geloof.

In navolging van di. Brandt, Vermooten en Alers wat gemeenteblaaie in Johannesburg, Marico, Potchefstroom en Oosrand uitgegee het, het ds. Wolmarans vanaf 1923 ook 'n Gemeentelike Maandblad uitgegee, wat aanvanklik egter, luidens 'n berig, sleg geset en deur drukfoute ontsier is. Die poging was egter prysenswaardig.

Vanaf 1923 is aangedring op 'n grondige bestudering van die Kerkgeskiedenis deur die katkisante sodat hulle hul plig as lidmate beter kon nakom, die beginsels van die Nederduitsch Hervormde Kerk kon leer en dat daardeur vreemde invloede uit die gemeente geweer kon word; in 1925 is 'n aantal van die ou kerkbanke wat deur sekere lidmate self gemaak is, aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Groot Marico as 'n aandenking geskenk en 'n bydrae is in September 1922 gegee vir die biblioteek van die Teologiese Fakulteit.

Vanaf 29 September 1922 is die notules van die kerkraadsvergadering vir die eerste keer in Afrikaans gehou nadat 'n plaaslike onderwyser, C. B. Otto, op 8 Julie 1922 as Skriba-kassier van die gemeente gekies is.

Groot Marico het in 1923 as selfstandige gemeente afgestig en op 8 Julie 1923 het die eerste nagmaalsviering op Groot Marico in die tabakskuur van broeder George van den Berg plaasgevind. Die dienste by die geleentheid is gelei deur ds. Wolmarans en student C. H. Rautenbach, 'n seun van die gemeente. In 1922 is grond gekoop vir 'n skoolkoshuis op Groot Marico en hoewel daar teenkanting teen die projek was, het ds. Wolmarans hom besonder baie beywer vir die totstandkoming van die koshuis. Die gemeente het in 1923 'n pragtige Kerkplein van 3 morge grootte van broeder George van den Berg, 'n kleinseun van „Vaal" Frans Joubert, as 'n geskenk gekry.

In Oktober 1926 het ds. Wolmarans in 'n verslag van sy besoek aan Mafeking, waar 'n aantal lidmate baie verstrooid gewoon het, bekendgemaak dat 'n ouderling en diaken gekies is om die gemeente te organiseer, maar dat daar 'n meningsverskil bestaan het of die gemeente onder Zeerust of Lichtenburg sou ressorteer.

Die vorige jaar is aandag gegee aan die toestand en belange van die Hervormde lidmate wat in die Protektoraat gewoon het, aangesien hulle ver verwyder van mekaar en van die naaste kerkplek gewoon het. Ds. Wolmarans het 'n uitgebreide reis na verskillende plekke in die Protektoraat onderneem om die wydverspreide Hervormde lidmate te besoek. Hy het by sy tuiskoms sowel die wenslikheid as die noodsaaklikheid beklemtoon om daar 'n klein gemeente te stig. Die Kerkraad het op 3 Julie 1925 besluit dat ds. Wolmarans, vergesel van 'n ouderling en 'n diaken, so spoedig moontlik daarheen moes gaan om 'n afdeling van die Zeerust-gemeente te stig en terselfdertyd 'n ouderling en diaken te laat kies.

Maatreëls teen onbehoorlike kleredrag en Sabbatsontheiliging is getref; aandag is gegee aan die bestryding van die sektes; die stigting en instandhouding van Sondagskole het deeglike aandag gekry; geldelike steun is



Ds. H. P. Wolmarans en sy Kerkraad, 1925.

belowe aan student D. J. van Staden; in September 1922 het ds. Wolmarans verlof van die Kerkraad ontvang om vir enkele maande die gemeentes in Oos-Afrika te besoek en vir 'n tydlank was daar 'n kombinasie tussen die gemeentes van Zeerust en Zwartruggens, terwyl die naam van die gemeente verander is na die Nederduitsch Hervormde Kerk Zeerust nadat die nuwe gemeente in 1923 op Groot Marico gestig is.

Met die toepassing van die kerklike tug op onwillige bydraers en oortreders op morele gebied, is steeds erns gemaak. In 1926 is selfs sover gegaan om 'n paar lidmate wat hardnekkig geweier het om hulle aan die kerklike tug te onderwerp, van die kerklike gemeenskap af te sny.

Nadat ds. Barger in 1922 begin pleit het vir stigting van 'n Hervormde Weeshuis en daarop gewys het dat daar op daardie stadium ongeveer 60 kinders uit Hervormde huise in die Langlaagte Weeshuis versorg word, is 'n kommissie, bestaande uit susters van die gemeente, in 1922 in die lewe geroep om op Zeerust die belange van die te stigte Hervormde Weeshuis te bevorder. Voor die totstandkoming van die Weeshuis in 1923, en ook daarna, het die gemeentelede hulle besonder beywer om fondse en produkte vir die weeshuis in te samel.

Die susters het steeds 'n aktiewe aandeel in die gemeentelike bedrywighede aan die dag gelê, byvoorbeeld met die skenking van 'n nuwe toga aan ds. Wolmarans in 1922, die reëling van vrouebasaars, terwyl in April 1926 melding gemaak word van 'n „Vrouwen-Werkgezelschap" wat toe reeds bestaan het en op daardie stadium reeds R50.00 byeengebring en hulle voorneme te kenne gegee het om dit te skenk vir die installering van elektriese lig in die kerkgebou en die pastorie.

Voor sy vertrek na Pietersburg het lede van die Kerkraad getuig van die goeie voorbeeld wat ds. Wolmarans aan die gemeente gestel het en „hoe hard en yverig hy onder al die moeilikhede gewerkt had"; verder is

Links: **Ds. H. P. Wolmarans en sy Kerkraad, 1925.**

Voorste ry, v.l.n.r.: 1. Piet du Plessis; 2. —; 3. J. H. (Hekkie) Fouché.

Tweede ry, v.l.n.r.: 1. Hans Oosthuizen; 2. Thys Basson (van Klippan); 3. Piet Basson (vader van M. M. (Thys) Basson, wat saam met Piet Venter vir predikant wou studeer, toe onderwyser geword het; later lid van die Komm. van die Alg. Kerkverg.); 4. Ds. H. P. Wolmarans; 5. J. C. (Oom Hansie Meerkat) Coetzee; 6. G. L. Roos; en 7. (H.?) Meyer (Oudl.).

Derde ry, v.l.n.r.: 1. Frans Meyer; 2. L. J. (Louw) Erasmus (tans woonagtig in Pretoria); 3. Machiel (Giel Klappie) Grobler, vader van wyle ds. M. M. Grobler van Derdepoort (Pretoria)-gemeente; 4. —; 5. „Rooi" Paul Erasmus (broer van diaken L. J. Erasmus); 6. Albert Swanepoel (Hy was op 85-jarige leeftyd nog steeds diaken.); 7. Frans Jacobs.

Vierde ry, v.l.n.r.: 1. Willem van der Merwe (tans oud-ouderling); 2. R. J. (Oom Roelfie) Benade; 3. Frikkie Dumont (Voorheen onderwyser op Lichtenburg,, daarna op Zeerust; baie bruikbare man (volgens prof. Wolmarans): katkiseermeester, orrelis, skriba, kassier, ens.); 4. Barend Klaassen (agter in die deur; koster; sy moeder het op 'n keer hertrou met die wewenaar, oudl. J. C. Coetzee (Oom Hansie Meerkat); 5. Loutjie van Niekerk; en 6. Piet Coetzee (diaken in die wyk van oudl. J. C. Coetzee). Foto en inligting verkry van prof. en mev. Wolmarans.



Ds. en mev. H. P. Wolmarans kort na hul vertrek van Zeerust en kort na die geboorte van hul seun, Douw Wolmarans.

veral die goeie en hartlike samewerking tussen predikant en Kerkraad geloof. Rusies en kwessies het nooit die aangename samewerking vertroebel nie. By monde van ds. Strydom, die konsulent, is ds. Wolmarans se voorbeeldigheid, openhartigheid, verdraagsaamheid en lankmoedigheid onder alle moeilike omstandighede wat hy teengekom het, geloof. In sy afskeidswoorde het ds. Wolmarans gesê „hy is dankbaar jegens God, dankbaar teenoor die Kerkraad dat alles zo geregeld toeging". Op die vorige dag, 14 Januarie 1927, het hy die Kerkraad aangemoedig „om het Nieuwe Jaar ook met nieuwe wil en nieuwe kracht in te gaan tot opbouwen van ons Kerk."

**Hendrik Petrus Wolmarans.**

Hendrik Petrus Wolmarans is afkomstig uit 'n ou en eerwaardige Transvaalse Voortrekkerstam. Hy het in 1917 — twee jaar voor C. H. Rautenbach — as student in die teologie aan die T.U.K. in Pretoria ingeskrywe en op 9 Maart saam met P. S. Grobler, 'n seun van Marico, sy proponentseksamen afgelê. Vier maande daarna is hy deur prof. dr. J. H. Greyvenstein as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico — in 1923 verander na Zeerust — bevestig. Dat hy omstreeks die middel van 1970, agt en veertig jaar na sy ordening op Zeerust en tien jaar na sy aftrede as professor, nog steeds as 'n toegewyde en ywerige dienskneg van die HERE in die bediening gestaan het, en later in die jaar eers finaal uitgetree het, is sonder twyfel 'n merkwaardige prestasie. Hy is sonder twyfel een van die predikante van ons Kerk wat as leraar, hoogleraar en dosent vir bykans 'n halwe eeu 'n merkwaardige bydrae tot ons kerklike, universitêre en volkslewe gelewer het. Toe die Kuratorium vir die Teologiese Opleiding 'n tyd gelede voorstelle behandel het vir die eerste toekenning van die H. C. M. Fourie-erepenning, wat ingestel is met die halfeeufees van die Teologiese Opleiding en in 1970 vir die eerste keer toegeken is aan 'n persoon wat deur geskrifte of op 'n ander wyse die reformatoriese gedagte bevorder en bestendig en die Nederduitsch Hervormde Kerk op 'n besondere wyse gedien het, het die keuse blykbaar vanselfsprekend op prof. dr. H. P. Wolmarans geval.

Die heer Wolmarans het agtereenvolgens die gemeentes van Zeerust (1922-1927), Pietersburg (1927-1937) en Boksburg (1937-1938) bedien. Terwyl hy op Pietersburg predikant was, het hy in 1932 aan die Ryksuniversiteit van Groningen in Nederland gepromoveer op 'n proefskrif oor die onderwerp: „Die Mens na die Beeld van God". Dat hy 'n student by uitnemendheid was, getuig verder die feit dat hy ook intussen 'n M.A.-graad verwerf het en in die loop van die jare, naas sy akademiese werk as dosent, 'n



Prof. dr. H. P. Wolmarans, 1958.

hele aantal boeke, brosjures en tydskrifartikels in Suid-Afrikaanse en oorsese kerklike en vaktydskrifte die lig laat sien het. Terwyl hy professor was, het hy ook op die redaksie van vaktydskrifte gedien.

Toe hy nog op Pietersburg predikant was, het hy vanaf 1935 as deeltydse lektor in die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria begin doseer. In 1938 het hy hoogleraar geword en sy professorale intreerede op 2 Junie gehou oor: „Die betekenis van die Openbaringsbegrip vir onse tyd.” Daarna het hy vir nog 21 jaar meegewerk aan die opleiding van ’n groot aantal van ons Kerk se predikante.

Na sy aftrede as hoogleraar in 1959, by watter geleentheid die November-uitgawe van Hervormde Teologiese Studies as feesnommer aan prof. dr. Wolmarans opgedra is, het hy die begeerte uitgespreek om weer ’n keer tot die bediening van ’n gemeente toe te tree. Nadat hy in 1960 in Johannesburg-Suid begin arbei het, het ons Kerk vanaf 1961 tot 1966, en ook daarna, gretiglik gebruik gemaak van die rype ervaring en diepgaande kennis van prof. Wolmarans deur hom te benoem as dosent aan die Stoffberg Teologiese Skool aan die Universiteiskollege van die Noorde, digby Pietersburg.

Daarna wou hy as boer sy oudag op sy plasie naby Pretoria-Noord deurbring maar die roepstem van herderlose gemeentes het hom vanaf 1968

weer 'n keer tot die bediening van Noord-Transvaalse gemeentes laat toetree. Vanaf 1968 tot 1970 het hy in goeie gesondheid en immer-jeugdige ywer die kombinasie Van Warmelo-Vivo-Dendron bedien. Deur die jare is prof. Wolmarans as predikant, professor, dosent en weer 'n keer as predikant steeds trou bygestaan deur sy eggenote, met wie hy op 30 Oktober 1922 op Ermelo in die huwelik getree het. Haar toegewyde dienste in belang van die Sustersverenigings van ons Kerk vanaf 1922 tot op datum het nie onopgemerk verbygegaan nie en is steeds opreg waardeer. Wanneer daar in die loop van die jare in Hervormde kerklike kringe gepraat is van Oom H. P. en Tant Corrie het elkeen dadelik geweet wie bedoel word.

Prof. Wolmarans het in die loop van sy lang bediening bekend gestaan vir sy besadigdheid; rustige waardigheid; kalme, besadigde optrede; eerlike en ernstige lewenshouding; vaderlandsliefde; intense meelewing met ons volk in sy stryd om die erwe van ons vaders te behou; ywer vir die Afrikaanse taal en kultuur en vir sy verbete stryd teen volksvreemde en ondermynende bedrywighede en strominge soos die liberalisme, kommunisme en amerikanisme. Opsommend kan gesê word dat prof. dr. H. P. Wolmarans die Christelik-Nasionale mens by uitnemendheid was en een van die pragfigure in die Hervormde Kerk en in die Afrikaner-samelewing.

## 22. DIE DIENSTYD VAN DS. P. J. J. VENTER, 1927-1929.

Na die vertrek van ds. Wolmarans is die kombinasie met Groot Marico op 21 Mei 1927 beëindig en op dieselfde dag is ds. P. J. J. Venter van Delarey, 'n seun van die gemeente, met eenparige stemme beroep. Toe hy in Maart 1921 ds. Vermooten met die dienste op Zeerust behulpsaam was, het 'n beriggewer in Die Hervormer tevredenheid uitgespreek oor die preke „van ons Eerwaarde heer Venter, daar dit 'n soon uit ons gemeente is, kan ons met reg sê ons het dit nie verwag om hom so vrymoedig talentvol te hoor, mag dit vele tot ywer wek om te help om ons eie predikante te laat oplei."

Hy is in April 1921 deur die Kommissie van Algemene Kerkvergadering in die Nederdutsch Hervormde Kerk beroepbaar verklaar en op 18 Junie 1921 het prof. dr. Greyvenstein sy eerste afgestudeerde student op Lichtenburg bevestig.

Na onderhandelings het ds. Venter die beroep na Zeerust aangeneem en is hy op 24 September 1927 deur ds. Jac. van Belkum van Heidelberg, bevestig. In die geskiedenis van die gemeente sowel as in die lewe van ds. Venter was dit 'n groot dag toe 'n seun van die gemeente predikant daarvan geword het, veral ook omdat hy in sy studentejare, vanaf 1910, deur die gemeente geldelik en moreel so getrou ondersteun is. Voor dieselfde kansel waar ds. Venter in 1927 bevestig is, is hy in 1893 gedoop en het hy in 1910 belydenis van die geloof afgelê, ook voor ds. Van Belkum.

Vantevore was reeds opdrag gegee met betrekking tot die verandering van die naam van die gemeente, maar in Maart 1928 is weer 'n keer opdrag aan die Finansiële Kommissie gegee om die naam van die gemeente



Ds. P. J. J. Venter en ds. C. W. du Toit van Potchefstroom, Oktober 1921.

te laat verander na die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust en om al die eiendomme te laat transporteer op die nuwe naam.

In Junie 1928 het ds. Poen van Potchefstroom, as afgevaardigde van die Ring van Zeerust, na Zeerust gegaan om inligting oor die Sondagskole in die gemeente in te win en ook ouers aan te moedig om hul kinders na die Sondagskole te stuur.

Verder het alle normale aktiwiteite van die gemeente aandag gekry, veral die geldsake, terwyl die tug ook toegepas is. In Maart 1927, voor die koms van ds. Venter, was daar 'n plegtige gebeurtenis in die gemeentevergadering toe 'n sekere lidmaat, nadat hy vroeër van die kerklike gemeenskap afgesny was, weer tot die gemeente toegelaat is. Die sinvolle en verantwoordelike toepassing van die tug is ongetwyfeld een van die treffendste kenmerke van die Zeerust-gemeente.

Tydens ds. Venter se verblyf op Zeerust het gemeentes in Transvaal sowel as elders, ook aandag gekry. Geldelike steun is in Julie 1927 aan die Pietermaritzburgse gemeente gegee en in September 1927 is 'n kombinasie vir 18 maande met Delareyville aangegaan.

In September 1927 het ds. Venter verlof van die Kerkraad gevra en gekry om vir die laaste drie weke van Desember na Rhodesië te gaan „om daar de kleinen gemeenten te bearbeiden en tydens Dingaansdag te kunnen

spreken. Hy wyst op de noodzaaklikheid dat de verstrooide leden van de Nederduitsch Hervormde Kerk aldaar, moeten by elkaar gebracht worden om aan hun Kerk getrouw te blyven." In Maart 1928 het hy drie weke van sy gewone verlof gebruik om weer 'n keer te gaan.

Met sy vertrek in April 1929 het ds. Venter in die Kerkraad gepraat oor die stigting van 'n nuwe gemeente wat Ottoshoop, Mafeking en Brits-Betsjoeanaland sou omvat met as grenslyn na Nauwpoort, Gubbins tot by Lobatsi. Hy het die Kerkraad beleef gevra dat, indien so iets tot stand sou kom, tog geen moeilikhede in die weg te lê nie, maar die nuwe gemeente te steun ,, daar dit de weg van uitbreiding van ons Nederduitsch Hervormde Kerk was."

In Maart 1928 is vir die eerste keer verlof gevra en gegee dat Nagmaal een keer elke jaar op Bührmansdrift gehou mag word.

Die elektriese ligte wat in die kerkgebou geïnstalleer is, het nie volkome bevrediging gegee nie en die aangeleentheid het in die begin van 1927 weer 'n keer aandag gekry. Op versoek van die Groot Marico-gemeente is alle kerklampe in Maart 1928 aan daardie gemeente geskenk behalwe die twee klein lampe aan die preekstoel. In Oktober 1927 was die versoek reeds bespreek en toe het die Kerkraad gevoel dat daar op daardie stadium nog nie van die sentrale lamp en die lampe op die preekstoel afstand gedoen kon word nie, ,,daar men nog nie helemaal op de krachtstasie kon rekenen".

**Die totstandkoming van die Marico Kosthuis.**

Die oprigting van die Marico Koshuis was seker een van die belangrikste sake wat tydens die dienstyd van ds. Venter op Zeerust tot stand gekom het, afgesien van sy getroue pastorale arbeid.

In die kerkraadsvergadering van 24 September 1927 het M. J. Roos gepraat oor die oprigting van 'n koshuis op Zeerust en die vordering wat op daardie stadium reeds gemaak is. Na 'n hewige diskussie is besluit om die saak na die Finansiële Kommissie te verwys vir die verkryging van verdere besonderhede. Op 'n spesiale vergadering van die Finansiële Kommissie vyf dae later, het die voorsitter, M. F. Grobler, gesê dat die doel van die vergadering was om 'n bespreking te hou oor die oprigting van 'n ,,logieshuis voor leerlingen van de Hervormde ouders, die de school te Zeerust bezoeken" en het verder gewys op die noodsaaklikheid van so 'n inrigting. M. J. Roos het gesê dat die Hervormde Gemeente te lank geslaap het terwyl die oprigting ook deur L. J. Erasmus gesteun is. J. H. Snyman wou egter eers die koste van oprigting weet en het sy vrees vir nog meer skuld uitgespreek. Roos het alreeds 'n opsie gehad op 'n huis van Summers en benewens die koopprys van R2,000.00, sou 'n gelyke bedrag benodig gewees het vir die vergroting en meubilering van die huis. Op daardie stadium is besluit om M. F. Grobler na ds. P. S. Grobler op Krugersdorp af te vaardig om by hom as 'n ervare man inligting en raad te kry, terwyl 'n verlenging van die opsie op die huis van Summers aangevra sou word.



Ds. P. J. J. Venter en mev. Venter op latere leeftyd.

Destyds was die bestaande Excelsior Koshuis met 122 kinders oorvol terwyl in 1928 nog meer leerlinge verwag was. In November 1927 sou 'n onderhoud met die Skoolraad en ds. Ziervogel gevoer word en die plan was om in 1928 die koshuis met 20 leerlinge te begin.

In die vergadering waarin verslag van die onderhoud met die Skoolraad gegee is, het dit bekend geword dat die huis van mev. Reid, wat baie geskik was vir 'n koshuis, teen R1,600.00 gekoop kon word. Die Kerkraad het van die gulde geleentheid gebruik gemaak en die huis uit die boedel van wyle mnr. Reid gekoop „ten einde 'n kosthuis voor schoolgaande kinderen op te richten." Ook is besluit om 'n lening van R1,000.00 by die „Nationale Bank" aan te gaan om daarmee die eerste betaling te kon maak.

Reëlings is getref vir 'n Kommissie van Beheer en die Skriba van die Kerkraad is aangestel as sekretaris van die Beheerraad teen 'n salaris van R36.00 per jaar terwyl hy as Skriba van die Kerkraad ook R36.00 per jaar salaris ontvang het. Advertensies vir 'n huismoeder is geplaas en die eerste vergadering van die Kommissie van Beheer het op 14 Januarie 1928 plaasgevind, gevolg deur 'n vergadering van die Finansiële Kommissie.

Vanweë die Nederduitsch Hervormde Gemeente, is ds. Venter en M. F. Grobler as lede van die Beheerraad voorgestel en 'n deputasie is op 26 November gekies om die Uitvoerende Komitee op 6 Desember 1927 te gaan spreek. Op dieselfde dag het die Kerkraad besluit om ook twee langsaan-geleë erwe vir 'n bedrag van R440.00 te koop asook enige meubelstukke van mev. Reid wat in die huis was.



Ds. J. P. B. (Ben) Venter, die enigste predikantseun van Zeerust wat in sy vader se voetstappe gevolg en ook predikant geword het. Ben Venter is in Januarie 1924 deur ds. C. W. du Toit op Delareyville, eertydse wyk van die Lichtenburg-gemeente, gedoop. Ds. Du Toit het by die geleentheid Bennie ee een handjie met syne vasgehou, sy ander hand opgehef en toe die dure belofte gemaak dat hy vir die diens van die Woord grootgemaak sou word. Die vervulling van die dure belofte het die ouerpaar in 1949 belewe. Nadat Ben op 5 Maart 1949 georden is, het hy agtereenvolgens die Hervormde gemeentes van Louis Trichardt (1949), Elsburg (1957) en Koster (1960) bedien. In 1965 het ds. Venter uit die Bediening getree en hy werk tans as staatsamptenaar in Pretoria. Hy het intussen as skrywer ontluik en het tot op datum drie boeke gepubliseer, waarvan die een, „Die Waterbobbejaan" Marico as agtergrond het. Hy het reeds 'n gesogte letterkundige prys verower en word allerweë beskou as een van die mees belowende jong Afrikaanse skrywers wat in die afgelope paar jaar onder die openbare aandag gekom het. 'n Kleindogter van ds. Vermooten is getroud met ds. G. J. van Staden van Thabazimbi, terwyl Mimie, dogter van ds. en wyle mev. Ida Steenekamp, getroud is met ds. N. J. J. van Rensburg van Randpoort.

Die Beheerraad het mettertyd bestaan uit een verteenwoordiger uit elkeen van die Hollandse en Engelse Kerke op Zeerust en 'n verteenwoordiger van die Stadsraad terwyl dr. Moll as gesondheidsbeampte ook 'n lid van die Beheerraad geword het.

'n Reëlingskomitee, met ds. Venter as voorsitter daarvan, is gekies om alle sake wat in verband met die koshuis gestaan het, behoorlik in orde te bring. Op 26 November 1927 is die naam van die Koshuis vasgestel as Marico Kosthuis.

Nadat L. J. Botha gevra is om die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk op die bestuur te verteenwoordig, is 'n tweede deputasie, wat aldrie die Hollandse Kerke verteenwoordig het, na die Uitvoerende Komitee gestuur.

Deur bemiddeling van ds. Venter is R2,000.00 by 'n sekere heer Van Wyk van Delareyville op eerste verband geleen teen 8% rente en terugbetaalbaar binne tien jaar, vir die bestryding van die onkoste wat aangegaan is.

Op 31 Maart 1928 het die gemeentevergadering alles goedgekeur wat tot op daardie stadium deur die Reëlingskomitee met betrekking tot die Koshuis gedoen is en ook volmag gekry om alles te doen wat verder in verband met die sluiting van die koop, gedoen moes word.

Teen die einde van die eerste jaar was die finansiële toestand van die Koshuis gunstig en kon die tweede jaar met vertroue tegemoetgegaan word. Op 12 Januarie 1929, nadat die koshuis 'n jaar in gebruik was, het ds. Venter verwys na gerugte wat tot nadeel van die koshuis versprei is en „maant de gemeente om vol moed te wezen daar alles zal recht komen op zyn tyd."

By dieselfde geleentheid het ds. Venter bekend gemaak dat hy met die April-Nagmaal van die gemeente afskeid sou neem met die oog op die aanvaarding van 'n beroep na Johannesburg. Met sy afskeid op 6 April 1929 is opregte spyt uitgespreek dat hy besluit het om die gemeente na 'n betreklike kort verblyf van minder as twee jaar te verlaat. Hy het egter op daardie stadium gevoel dat daar vir hom 'n taak in Johannesburg wag.

## 23. SONDER 'N VASTE PREDIKANT, 1929-1932.

In April 1929 is besluit om vir 'n tydlank nie 'n predikant vir die gemeente te beroep nie. Die besluit was veroorsaak deur die swak geldelike toestand van die gemeente en tot in Oktober 1931 het die gemeenteskuld nog steeds in die weg daarvan gestaan, alhoewel daar gevoel is dat die gemeente besig was om geestelik agteruit te gaan en dat proponente sonder werk is. As 'n uitweg, is op 17 Oktober 1931 besluit om met



Die „ou broeder ouderling" J. C. Coetzee (Oom Hansie Meerkat), wat vroeg in die dertiger jare baie ongesteld was, is in Oktober 1931 as Ondervoorsitter van die Kerkraad opgevolg deur oudl. M. F. Grobler (Giel Klappie). Oudl. Coetzee, een van die voortreflike en getroue ampsdraers van die Zeerust-gemeente en 'n waardige verteenwoordiger van die Coetzee-familie van Marico, is in Julie 1933 oorlede.



Die Derdepoort-gedenkteken voor die Ned. Geref. kerkgebou, Pleinstraat, Rustenburg, wat ongeveer 60 jaar gelede deur Anton van Wouw ontwerp is en waarop die name van **Zacharias Lodewikus Pretorius,** en sy seun, **Jacobus S.** vermoordes by Derdepoort, November 1899, voorkom. Die vermoordes was die vader en broer van **Albertus Stephanus** (Bert) **Pretorius,** wat vir jarelank Skriba /Kassier en ouderling van die Zeerustse Gemeente was. Oudl. Pretorius self is, in die aanval deur die naturelle ernstig vermink en die res van sy lewe het hy die letsels van die verminking gedra en met moeite oor die weg gekom. Oom Bert was 'n bekende karakter op Zeerust en een van die getroue ampsdraers van die gemeente. By gebrek aan 'n foto van oudl. Pretorius. word hierdie afdruk van die gedenkteken in die plek daarvan gepubliseer.

Groot Marico vir 'n onbepaalde tyd te kombineer met reg tot wedersydse opsegging van drie maande. Op daardie stadium was dr. Fourie reeds vanaf 1930 predikant van Groot Marico.

Die finansiële toestand van die gemeente was in Oktober 1929 beskrywe as moeilik en haglik, in Desember nog as haglik, in Januarie 1930 as moeilik; in April is nog steeds planne beraam om die toestand te beredder; in Oktober is metodes van skuldaflossing bespreek, ook die probleem van onwilligheid, en dat daar in Maart 1931 groter armoede as in baie jare in die Zeerust-distrik geheers het, blyk duidelik uit die nie-betaling van bydraes en die groot en steeds groeiende gemeenteskuld. Die Finansiële Kommissie het baie kommervolle dae en nagte belewe oor die geldelike

probleme van die gemeente. 'n Besluit wat op 14 November 1931 deur die Kerkraad geneem is, het later verreikende gevolge vir die verligting van die swak finansiële toestand van die gemeente gehad. Dit het daarop neergekom dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gevra sou word om die ou skuld van die gemeente aan die Kerklike Fondse te skrap omdat die gemeente geglo het dat die gelde wat dit aan die Koomansfonds betaal het, gebruik kon word om die gemeente se skulde aan die Algemene Kerklike Fondse te betaal.

Hierdie soete inval het na 'n jarelange en taai stryd daartoe gelei dat die standpunt wat die Kerkraad vanaf 1931 oor die saak ingeneem het, uiteindelik geseëvier en 'n groot verligting op finansiële gebied vir die gemeente tot gevolg gehad het.

Op versoek van die susters van die gemeente is 'n „zustersbazaar" in Oktober 1931 gehou met die doel om fondse in te samel om die kerkgebou van binne en buite skoon te maak. Die opofferende werk van die susters het tot gevolg gehad dat die Kerkraad in staat gestel was om die werk aan die kerkgebou te laat doen.

In Oktober 1929 het student J. J. Engelbrecht geldelike ondersteuning vir verdere studie gevra en in April 1931 word, op versoek van ds. Van Belkum, fondse bewillig „tot delging van de fonds voor de jeugblad."

Na die oorlye van F. M. Dumont, word hy in Mei 1930 deur A. S. Pretorius as Skriba opgevolg. Die amp sou vir baie jare deur Pretorius met nougesetheid vervul word. Nog 'n baie bekende leiersfiguur, die „ou broeder ouderling" J. C. Coetzee wat ongesteld was, is in Oktober 1931 deur M. F. Grobler as Vise-voorsitter van die Kerkraad opgevolg.

Die bloekombome wat in die tyd van wyle ds. Van Drimmelen rondom die plein geplant is, het intussen groot en 'n gevaar geword vir die elektriese drade aan die noordelike kant van die Kerkplein. Daarom is in Oktober 1931 besluit om die bome se toppe te laat afkap sodat, indien hulle sou omwaai, die elektriese drade nie beskadig kon word nie.

Die feestelike inwyding van die Marico Koshuis, waarheen die Administrateur van Transvaal, Sy Edele Simon Bekker, en di. H. C. M. Fourie, E. S. Mulder van Zwartruggens, P. J. J. Venter van Klerksdorp en D. F. Erasmus van Ventersdorp, uitgenooi is, het op 30 Augustus 1930 plaasgevind. Op die inwydingsdag het die gemeentevergadering vir die eerste keer besluit om die koshuis met ses langsaan-geleë erwe aan die Provinsiale Owerheid vir R5,000.000 te koop aan te bied.

Op 29 Junie 1929 is die afstigting van die „nieuwe gemeente" Mafeking deur die Kerkraad bespreek en het dit geblyk dat daar geen besware teen die voorgenome afstigting bestaan het nie. Later in die jaar het dit egter geblyk dat daar 'n misverstand ontstaan het oor die aantal plase en lidmate wat aan die nuwe gemeente afgestaan sou word. Volgens een spreker het die betrokke lidmate onder die indruk verkeer dat die kerkgebou op Ottoshoop opgerig sou word. Toe hulle egter verneem het dat die kerkgebou op Mafeking sou staan, wou hulle hul aan die afstigting onttrek.

Op 5 Oktober 1929 is 'n nuwe grenslyn voorgestel en as besluit van die Kerkraad aanvaar. In Januarie 1930 het die Kerkraad die Skriba van die Mafeking-gemeente in kennis gestel dat hy by sy standpunt met betrekking tot die voorgestelde grenslyn bly en dat die Ringsvergadering die kwessie moet beslis.

In die gemeentevergadering van 31 Januarie 1931, tydens 'n Sondagskoolkonferensie, het ds. E. S. Mulder van Zwartruggens, 'n treffende toespraak in belang van die Hervormde Kerk se Sondagskoolaktiwiteite gehou.



Dr. E. S. Mulder op die dag van sy ordening en bevestiging as predikant op Swartruggens, 30 Mei 1930. Prof. dr. S. P. Engelbrecht (tweede van links op die foto) en di. J. J. Prinsloo (Rustenburg), Jac. van Belkum (Heidelberg), D. F. Erasmus (Ventersdorp) en G. E. Alers (Lichtenburg), van links na regs, regs van ds. Mulder, kom ook op die foto voor. Nadat hy vanaf 1930 tot 1956 vyf gemeentes bedien het, het dr. Mulder wat intussen in Nederland gepromoveer het, in 1956 Hoogleraar in die Teologiese Fakulteit geword. In 1970 het hy afgetree, nadat hy 'n aantal jare as dekaan van die Fakulteit opgetree het. Tans is hy voltyds besig met die nuwe Afrikaanse Bybelvertaling.

## 24. DIE DIENSTYD VAN DR. H. C. M. FOURIE, 1932-1933 — IN KOMBINASIE MET GROOT MARICO.

Toe die gemeente en Kerkraad in Oktober 1931 na ernstige oorweging besluit het om nie te beroep nie, maar om met Groot Marico te kombineer, was dr. H. C. M. Fourie op daardie stadium reeds vanaf 1930 predikant van Zeerust se oostelike buur-gemeente, waarheen hy in 1930 'n beroep vanaf Johannesburg aangeneem het.



Dr. H. C. M. Fourie en gesin.

Op 3 April 1931 was 'n deputasie van die Kerkraad van Groot Marico na Zeerust gestuur om oor 'n moontlike kombinasie te onderhandel. Die voorwaardes wat hulle genoem het was dat die predikant kon kies of hy op Groot Marico of op Zeerust wou woon en dat Zeerust die helfte van die predikantsalaris betaal. Die Kerkraad kon nie tot 'n beslissing kom nie en toe die kwessie op 4 April voor die gemeentevergadering gelê is, is besluit om vir ses maande nie te kombineer of te beroep nie. In die loop van Junie het die Finansiële Kommissie 'n versoekskrif aan die Kerkraad gerig waarin ernstig gevra is dat daar nie tot 'n beroep oorgegaan moet word nie aleer die geldelike posisie van die gemeente dit toelaat nie. Aan die dringende vertoë is gehoor gegee en eers tydens die Nagmaal in Oktober 1931 het die saak weer aandag gekry na aanleiding van 'n brief van ds. Barger, Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, waarin hy navraag gedoen het oor die moontlikheid van 'n beroep of 'n kombinasie. Toe die saak op 17 Oktober 1931 voor die gemeentevergadering gelê is, het 'n breedvoerige diskussie gevolg en uiteindelik is besluit om met Groot Marico vir 'n onbepaalde tyd te kombineer met wedersydse opsegging van drie maande. Op 14 November het die Kerkraad verder bepaal dat die predikant in Groot Marico moet bly ingeval van opsegging van die kombinasie en dat hy vanaf die aanvang van die kombinasie ook op Groot Marico moet bly woon.

Alhoewel daar teenkanting was teen die voorgestelde kombinasie op grond van geldelike oorwegings van die kant van sommige kerkraadslede, het ander weer gesê dat as daar nie gekombineer word nie, „ons ons Kerk dan maar kan sluit", „dat net 'n Predikant ons gemeente kan red" en „ons moet nie skrik vir die skuld nie", is die ooreenkoms wat die Gekombineerde Kerkraadsvergadering van Groot Marico en Zeerust vroeër gesluit het en waarvolgens die kombinasie op 1 Januarie 1932 'n aanvang sou geneem het, op 15 Januarie 1932 eenparig aangeneem en die volgende dag deur die Kerkraad bekragtig.

Die tydperk waarin dr. Fourie predikant van Zeerust was in kombinasie met Groot Marico het saamgeval met die kommervolle depressiejare. Die finansiële toestand van die gemeente was haglik. Dr. Fourie het in April 1933 toegestem dat sy reiskostetoelaag van 6 pennies per myl na $4\frac{3}{4}$ per myl verminder kon word en toe hy ook gevra is of hy nie 'n bietjie afslag op sy salaris wou gee nie, het dr. Fourie gesê dat hy dit met die grootste plesier sou doen maar op daardie oomblik was dit vir hom onmoontlik gewees. In 1932 word die eerste keer melding gemaak van 'n begroting wat op 'n gekombineerde vergadering van die Kerkraad en die Finansiële Kommissie gelê en breedvoerig bespreek is. Wyksbasaars is ook vir die eerste keer beproef. Die kerkskuld en die Koomansfonds het

Links: Dr. H. C. M. Fourie en gesin op die stoep van die pastorie op Groot Marico, 1932. Die dogter op die foto is vandag eggenote van volksraadslid Malan van Humansdorp, deur wie se vriendelike bemiddeling hierdie foto, sowel as 'n aantal ander familiefoto's, in die besit van die Argiefbewaarplek gekom het. Mev. Fourie, asook ds. en mev. Erasmus, mev. Ida Greyvenstein en prof. Engelbrecht, word tans in „Ons Tuis" versorg. Mev. Fourie en haar gesin het bekendheid verwerf deur hul belangstelling in, en bevordering van Boeremusiek.

ook aandag gekry, veral in 1932. Die Kerkraad het hardnekkig gebly by vorige besluite dat die ou skuld van meer as R1,700.00 afgeskryf behoort te word op grond van die feit dat groot bedrae in vorige jare aan die Koomansfonds vir 'n derde professoraat deur die gemeente ingesamel en oorbetaal is. Mnr. Janson, die Administrateur van die Nederduitsch Hervormde Kerk, het Zeerust op 18 April 1932 besoek en by die geleentheid is die saak breedvoerig bespreek en die standpunt van die gemeente weer opnuut duidelik gestel. 'n Afvaardiging sou die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op 15 Oktober 1932 op Pretoria gaan spreek het.

Die Kerkraad het die herverskyning van Die Hervormer vanaf die begin van 1932, nadat die publikasie 'n tydlank gestaak was, gesteun; vir die eerste keer word van die Bybelstudente en die Twaalf Apostel-sekte verneem en die kerklike tug is op verantwoordelike wyse toegepas.

In April 1933 is die aanlê van water na die pastorie goedgekeur terwyl die water ook na die Kerkplein aangelê sou word. Die pomp op die put by die pastorie wat nie meer gebruik sou word nie, is oorgeplaas na die put by die huis op die koppie.

In Januarie 1933, toe dit geblyk het dat die ruimte in die koshuis te beperk was en dat agtien kinders graag opgeneem wou word, het die Kerkraad besluit om aan te bou. 'n Lening is by ouderling Eksteen aangegaan en nadat daar in 1933 aangebou is, was daar vir 30 kinders meer plek in die koshuis.

Alhoewel J. C. Coetzee in Januarie 1932 weer as ouderling vir Doornrivier-wyk gekies is, het hy siek geword; woon egter weer die kerkraads- en gemeentevergadering by en blykbaar was hy in April 1933 nog lid van die Kerkraad as rustende ouderling. Sy werksame lewe in belang van die gemeente het egter vinnig sy einde genader. In Julie 1933 is hy oorlede en op Doornrivier begrawe.

As gevolg van die swak geldelike toestand van die gemeente, met die uitgawes steeds hoër as die inkomste, het daar reeds vanaf Julie 1932 stemme in die Finansiële Kommissie begin opgaan dat die kombinasie met Groot Marico beëindig moes word, ten spyte van die mening van dr. Fourie dat opsegging van die kombinasie nie billik teenoor Groot Marico sou wees nie. Op 16 Julie 1932 het die Kerkraad, op aanbeveling van die Finansiële Kommissie, besluit om die kombinasie na drie maande te beëindig. In Oktober 1932 het dr. Fourie, in antwoorp op 'n vraag in die Kerkraad, te kenne gegee dat hy gewillig was om die kombinasie te breek „as ons nie kan saam werk nie." Op die gemeentevergadering van 15 Oktober het dit egter geblyk dat die Kerkraad die kombinasie sonder toestemming van die gemeentevergadering gebreek het omdat die gemeente al verder en verder in die bitter tye in die skuld raak. Die Kerkraadsbesluit van 13 Oktober waarvolgens die kombinasie beëindig is in die aangesig van die hopeloosheid van die finansiële toestand, was op 14 Oktober voor die gemeentevergadering gelê. Op 15 Oktober, ná die gemeentevergadering, het die Kerkraad vervolgens besluit om die opsegging van die kombinasie



Dr. Fourie as kommandant tydens die aankoms en verwelkoming van die Voortrekkerwaens op Groot Marico, 23 November 1938. By dieselfde geleentheid het dr. Fourie die hooftoespraak gelewer oor Andries Hendrik Potgieter. Dié treffende toespraak is gepubliseer in die „Gedenkboek van die Ossewaens op die Pad van Suid-Afrika."

terug te trek en sodoende het dit gebeur dat die kombinasie voortgeduur het totdat dit in Oktober 1933 weer 'n keer te berde gebring is en waar met 23 teen 4 stemme besluit is om die kombinasie finaal te beëindig. Daarop is die Kerkraad van Groot Marico in kennis gestel dat die kombinasie op 31 Desember 1933 beëindig sou word.

Terwyl dr. Fourie in Johannesburg predikant was, is hy gevra om dr. J. D. du Toit (Totius) behulpsaam te wees met die vertaling van die Ou Testament in Afrikaans en in die loop van die tyd het hy die volgende Bybelboeke vertaal: Josua, Rigters, Rut, 1 en 2 Samuel, Esra, Nehemia, Ester, Prediker, Hooglied van Salomo, Daniël, Klaagliedere en Spreuke. Die dag met sy begrafnis op Groot Marico het Totius onder ander gesê: „As iemand my sou vra of ek ooit in hierdie wêreld 'n Christen geken het, dan sou ek onmiddellik antwoord — Ja, ek het Herman Fourie geken!" Op sy grafsteen op die Kerkplein van Groot Marico het sy laaste gemeente die volgende woorde laat ingraveer: „Bemin as mens; geag as predikant, onvergeetlik as Bybelvertaler."

Vermeldenswaardig is dat, toe die landswye feeste in Augustus 1933 plaasgevind het om die verskyning van die Bybel in Afrikaans te gedenk, dr. H. C. M. Fourie, predikant van Groot Marico en Zeerust was. Daarom is die gemeente ook dankbaar dat die vrome Godsman, onverskrokke vegter en vurige vaderlander vir 'n tydlank predikant van Zeerust was.

**'n Skets uit die lewe van dr. H. C. M. Fourie.**

In Junie 1958 het ds. G. P. J. (Gert) Grobler op Skuilkrans, aan die oostekant van Pretoria, die volgende oor dr. Fourie op skrif gestel:

„Tydens my eerste jare as student was wyle dr. Fourie, predikant van albei die gemeentes in Marico, namelik Zeerust en Groot Marico. Die pastorie was op Groot Marico. Ons familie was altyd baie bly as Dr. op huisbesoek kom en dan was daar gewoonlik kerkgehou in die skoolgebou te Klein Marico.



Ds. G. P. J. (Gert) Grobler, van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Wesmoot (Pretoria). Hy is 'n seun van Marico en as 'n vriend van die Fouriegesin het hy dr. Fourie baie goed leer ken. Hy is die skrywer van die newensgaande skets uit die lewe van dr. Fourie. Boeke en geskrifte uit die nalatenskap van dr. Fourie het hy welwillend aan die Argiefbewaarplek afgestaan.

„Dit was in die depressiejare en die droogte het verwoesting gebring. Die simpatieke benadering en vriendelike optrede van ons Ds. het baie invloed by die mense gehad. Op Groot Marico het die destydse Kerkgebou bestaan uit 'n gewese tabakskuur. Die dak was baie na aan die vloer en in die somer was dit baie warm. Die gemeente wou graag 'n nuwe Kerk bou. Een Saterdag met die gemeentevergadering, is die saak weer aangeroer. Na veel gepraat het Dr. gesê, niemand sou verkies om in so 'n ondoelmatige plek kerk te hou, soos dié wat hulle het nie, maar vernaamste in 'n gemeente is die verkondiging van die Evangelie. En dan maak dit wesenlik geen verskil watter soort lokaal gebruik word nie. As die Woord maar reg verkondig word, is al die ander dinge bysaak, en kan wag tot die tyd geleë is. Wat hom betref is hy gewillig om sy deel te doen, maar hy sien nie kans dat die gemeente 'n klomp skuld maak nie. Dr. het tot sy dood

toe in die skuur kerkgehou. Nooit het hy na sy eie belange eerste gekyk nie. In daardie moeilike jare het hy 'n baie gunstige staatsaanstelling van die hand gewys en by sy gemeente gebly. Nogtans het sy oorweldigende liefde vir sy volk, steeds 'n vername plek in sy lewe gehad. As seun van 'n Boere-generaal, is die antwoord wat hy aan iemand na sy vrylating uit die tronk, tydens die 1914-18-oorlog, gegee het, tekenend van dr. Fourie. Aan hom is namelik gevra dat hy tog nie weer saam met die Boere-rebelle moet gaan nie. Sy antwoord was: ‚Nee, ek sal dit nie weer doen nie. Volgende keer as my volk my nodig het, ry ek vooraan as Veggeneraal en u ry saam.'

„Die somer van 1938 was 'n goeie reëntyd in Transvaal en met die hoeksteenlegging van die Voortrekkermonument was die wêreld nat. Ons het Dr. daar in sy tentjie gekry, op sy veldstoeltjie. Daar was hy gelukkig. Op 17 Desember 1938, het ons op Groot Marico by hom aangery. Mevrou en Dr. het die hele nag tevore in hulle ou klein karretjie vertoef, want hulle het in die modder vasgeval. Nogtans was Dr. opgeruimd en vol grappies. Daardie dag het ons vir die laaste keer saamgeëet. Ook is afgespreek om die volgende winter saam aan die Limpopo te gaan kamp. Dr. het wel gegaan maar ons kon nie. Ds. P. S. Grobler was saam, maar hy is terug na Krugersdorp en het vir my 'n boodskap van Dr. gelaat, dat Dr. en Mevrou die volgende week vir 'n paar dae by ons sou vertoef. Dit was Nagmaal in ons gemeente en die Sondagmôre pas na die diens begin het, is aan my tyding gebring dat Dr. oorlede is. Ook is gemeld dat mev. Fourie alleen is en verlang dat ons moes kom, en 'n kis saambring. Ons het planne gemaak en uiteindelik gery, om ongeveer 130 myl verder, teen die donker by die bad aan die Rivier te kom. Daar het ons vir mev. Fourie gevind, asook wyle oom Frikkie Grobler en 'n paar ander. Daar het ons in die veld die nodige gedoen en toe vertrek na Maasstroom by oom Frikkie. Gedurende die nag het die Fourie-kinders opgedaag en is die reis na Groot Marico aanvaar. Langs die voetpad waarmee Dr. altyd kerktoe gestap het vanaf die Pastorie, is die graf gemaak. Ds. D. F. Erasmus het die rede gehou en by die graf het ondermeer dr. J. D. du Toit (Totius) en komdt. P. du Plessis die woord gevoer. Groter eerbetoning en inniger aanduiding van wie Dr. was het ek nooit gehoor as uit die mond van Totius, toe hy gesê het, dat as iemand hom sou vra of hy ooit 'n Christen in hierdie wêreld geken het, hy onmiddellik sou kon antwoord: ‚Ja, ek het vir Herman Fourie geken!'

„Waar Totius soveel jare saam met Fourie gewerk het aan die vertaling van die Bybel in ons moedertaal het hy ook getuig van die innige Godsvrug en nederigheid van die Groot Man. 'n Man, groot in kennis van die Ou Tale, groot in kennis van die Bantoetale en -kultuur, groot in liefde vir sy volk en land het hy 'n grootse nalatenskap vir sy Kerk en land agter gelaat. Sy reuse aandeel in die vertaling van veral die Ou Testament, sal hom 'n blywende plek onder sy volksgenote gee.

„Soos hy met sy ordening as Evangelie-dienaar in 1911 te Bronkhorstspruit as teks vir sy intree geneem het: ‚Een ding het ek van die Here begeer, dit sal ek soek; dat ek al die dae van my lewe mag woon in die huis van die Here, om die lieflikheid van die Here te aanskou en te ondersoek in Sy tempel.'

„So het hy sy lewe deur gestaan as dienskneg van God alleen, en teen die hele wêreld vry. Onder die grotes is hy geëer, onder die geringes geag, by almal geliefd."

## 25. WEER 'N KEER SONDER VASTE PREDIKANT, 1934-1936.

Onder leiding van ds. Erasmus en dr. Fourie as konsulente, het die gèmeentelike sake hul gewone gang gegaan. Milde reën wat in die begin van 1934 geval het, het die Kerkraad aanleiding gegee om tiendes van die gemeentelede te vra met die oog op die delging van die kerkskuld. Wyks- en algemene basaars is gehou en beroepe om bydraes is algaande gemaak. Armsorg het aandag gekry; so ook die swak toestand waarin die kerkbanke geraak het; ouderling P. J. Coetzee is as orrelis aangestel en alhoewel daar klagtes ingekom het dat die Kerkraad nie voldoende in die Sondagskool belanggestel het nie, word tog reëlings getref dat die werk onder leiding van br. Benade op Zeerust kon voortgaan.

Verwaarloosde kinders sou na die Weeshuis op Krugersdorp oorgeplaas word en in April 1935 het A. Stafleu, die huisvader van die Weeshuis die gemeentevergadering oor die Weeshuis toegespreek en om onder-



Dr. H. C. M. Fourie, wat ook as konsulent van die Zeerust-gemeente gedien het.



Prop. D. F. Erasmus en sy bruid op hul troudag afgeneem. Ds. Erasmus was vir jarelank konsulent van die Zeerust-gemeente en sodoende het hy die agting en liefde van die gemeentelede en Kerkraad verwerf. Na die aftrede van ds. Erasmus het die Kerkraad en gemeentelede by meer as een geleentheid tasbare blyke gegee van hul meelewing met die gesin in hul beproewing. Die egpaar word tans in Ons Tuis in Pretoria versorg. Met mev. Erasmus gaan dit reeds vir geruime tyd nie na wense nie.

steuning gevra. Die Stadsraad het daarna geweier om op versoek van die Kerkraad, toestemming te gee dat daar een keer 'n jaar 'n straatkollekte vir die Weeshuis op Zeerust gehou moes word. Hierdie houding van die Stadsraad is deur die Kerkraad diep betreur.

In 1934 het die Kerkraad, as gevolg van die geldelike toestand van die gemeente, afwysend besluit op 'n versoek van die Koshuisbestuur vir die bou van 'n meisieskoshuis. 'n Deputasie sou egter tydens die Algemene Kerkvergadering na die Administrateur gestuur word om te verneem of die Provinsiale Owerheid geneë sou wees om die meisieskoshuisgeboue te huur wanneer dit mettertyd opgerig sou word. Uit die besprekings het

ook geblyk dat 'n eet- en studiesaal inussen by die Marico Koshuis aangebou is. Op navraag van die Provinsiale Sekretaris, het die Kerkraad in Desember 1934 sy gewilligheid betuig om die Marico Koshuis en die ses langsaan-geleë erwe teen 'n bedrag van R9,600.00 te verkoop. Mnr. Joynt se hulp as 'n tussenganger is ingeroep, maar in Julie 1935 het die Provinsiale Sekretaris geskrywe dat die Administrasie nie meer in die koop belangstel nie.

In 1934 het die Kerkraad laat blyk dat hy nie kans sien om enige ander grenslynreëling tussen Zeerust, Lichtenburg en Mafeking te oorweeg nie, maar hom net te bepaal by die ou lyn met die Maloporivier tot waar dit die Konvensielyn kruis en daarvandaan al met die Konvensielyn langs.

Die briefwisseling tussen die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en die Kerkraad oor die ou kerkskuld het nog steeds voortgeduur. Die Kerkraad het in elk geval die ou skuld aan die Kerklike Fondse as afbetaal beskou op grond van die gelde wat deur Zeerust-gemeente jare gelede aan die Koomansfonds betaal is. Die gemeente wou graag sekerheid oor die saak gehad het omdat hy wou beroep. Die Kerkraad het toe onder leiding van ds. Erasmus in April 1935 besluit om die gestorte geld vir die Koomansfonds aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering te skenk en dan die ou skuld daarmee as afbetaal te beskou. Daarmee het die Kerkraad die saak oor die kerkskuld finaal as afgehandel beskou. Ook is besluit dat, tot 'n beroep oorgegaan sou word, sodra al die gemeenteskuld betaal is. In Oktober 1935 is besluit om geen deputasie wat deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gestuur sou word, te ontvang nie omdat die saak as finaal afgehandel beskou was. Op dieselfde dag, 18 Oktober 1935, het die gemeentevergadering opdrag aan die Kerkraad gegee om 'n beroep uit te bring. Die volgende dag het die Kerkraad eenparig besluit om uitvoering aan die opdrag te gee om ds. C. S. van H. Steenekamp van Lichtenburg na Zeerust te beroep.

## 26. DIE DIENSTYD VAN DS. C. S. VAN H. STEENEKAMP, 1936-1938.

Die ontvangs van ds. Steenekamp het in Februarie 1936 op die Kerkplein voor die kerkgebou sonder 'n resepsie plaasgevind.

In die tweede helfte van die dertiger jare het die kommervolle depressiejare iets van die verlede begin raak en onder die inspirerende leiding van ds. Steenekamp en 'n getroue Kerkraad en Finansiële Kommissie, het die geldelike posisie van die gemeente algaande op 'n merkwaardige wyse verbeter sodat die geldelike posisie van die gemeente in die begin van 1937 as gesond bestempel kon word. Wyksbasaars, soos vroeër die geval was, het nog van tyd tot tyd, en een gesamentlike basaar, vanaf April 1936 plaasgevind. Braaivleisaande en tiekieaande is ook gehou.

Op die Kerkraadsvergadering van 3 Julie 1937 is aangekondig dat die ou gemeenteskuld van R1,300.00, waaroor soveel jare onderhandel is, deur die Algemene Kerkvergadering kwytgeskeld is na 'n harde stryd wat



Ds. C. S. van H. Steenekamp.

ds. Steenekamp, ouderling J. H. Snyman en ander broeders op die vergadering gevoer het. Daardeur is die groot drukkende skuldelas uiteindelik verwyder en het die gebeurtenis groot vreugde in die gemeente tot gevolg gehad.

Die versorging van die armes en siekes het aandag gekry; vanaf 1936 sou die aannemelinge, soos vroeër gebeur het, weer lidmaatskaarte kry; 'n tafelkollekte is op 3 April 1937 gehou om R5.00 te vind om aan die Van der Hoff Teologiese Vereniging te stuur vir die aankoop van 'n foto van ds. G. W. Smits, as deel van hul versameling van portrette van leidende figure van die Nederduitsch Hervormde Kerk; die Dorpsraad sou in Mei 1937 gevra word om die slag van diere op Sondae te verbied; op versoek van die Sekretaris van die F.A.K. om geld by te dra vir 'n fonds om Totius (Dr. J. D. du Toit), die Bybelvertaler en Psalmberymer, in staat te stel om 'n welverdiende vakansie oorsee te gaan geniet, is in Oktober 1936 by wyse van 'n tafelkollekte 'n bedrag geld vir die lofwaardige doel ingesamel en nadat ds. Steenekamp in November 1937 die aandag van die Kerkraad op die viering van Dingaansdag gevestig en daarop gewys het dat die viering heeltemal in 'n wêreldlike sportdag ontaard het, het die Kerkraad besluit om 'n skrywe te rig aan genl. J. J. Pienaar, L.V. vir Marico, en hom te versoek om hom te beywer vir die indiening van wetgewing wat sou verseker dat Dingaansdag op 'n behoorlike wyse as 'n Christelike dankdag gevier sal word.

Die Skriba, A. S. Pretorius, het in Maart 1936 sy bereidwilligheid te kenne gegee om die woning op die koppie met die aangrensende erf nr. 98, wat hy bewoon en gebruik het, as vergoeding vir sy dienste aan die



Mev. Anna Ida Steenekamp, geb. Wulfse, op 25-12-1907 te Pretoria. Sy was voor haar troue onderwyseres in Pretoria (Pretoria-Oos, Silverton en Pretoria-Wes). Sy en ds. Steenekamp is op 2 Junie 1934 getroud en uit die huwelik is twee dogters gebore: Mimie en Lorien. In al die gemeentes waar mev. Steenekamp haar man as predikantsvrou bygestaan het, was sy hooggeag en baie geliefd. Sy was een van die steunpilare van die N.H.S.V. Dié geliefde predikantsvrou is op 9-8-1952 op Rustenburg oorlede.

Kerkraad terug te gee. Hy het verlang dat die Kerkraad hom voortaan 'n maandelikse salaris sou betaal. Die salaris is vervolgens op R6.00 per maand vasgestel met belofte van verhoging.

In die gemeentevergaderings in Oktober 1936 en Januarie van die volgende jaar het ds. Steenekamp die ouers daarop attent gemaak dat die kinders nie saamsing in die eredienste nie en ernstig op 'n verbetering aangedring, ook wat die voorbereiding vir die katkisasie betref. Ook het hy aangedring op 'n vroegtydige voorbereiding vir die aanneming.

Die kerkklok het in die loop van die tyd so toegebou geraak dat dit mettertyd nie meer 'n goeie klank gegee het nie sodat in Junie 1936 besluit is dat dit na 'n beter plek verskuiwe moes word.

Aan verskillende hulpbehoewende gemeentes is met graagte hulp verleen. Op versoek van die Ringsvergadering het ds. Steenekamp in die tweede helfte van 1936 vir 'n paar weke die Hervormde lidmate op die Lichtenburgse delwerye gaan bearbei; in November 1937 is hy vir twee Sondae na Oos-Londen.

In die begin van 1936 het die Skriba, mnr. A. S. Pretorius, vrywillige bydraes begin insamel vir die aankoop van 'n motorkar vir die predikant omdat hy onder die besef verkeer het dat die predikant sy werk nie sonder 'n motorvoertuig na behore kon doen nie. Die Kerkraad het saamgestem en besluit dat die motorkar wat gekoop sou word, die eiendom van die predikant sou word. 'n Fordkar is aangekoop teen 'n bedrag van R110.00



Ds. Steenekamp by 'n kerkgeleentheid op Rustenburg in geselskap van ds. A. J. G. Oosthuizen, Voorsitter, Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Ds. Oosthuizen het by meer as een geleentheid blyke gegee van sy belangstelling in die Zeerust-gemeente. Op 'n keer, tydens 'n besoek met 'n nagmaalsgeleentheid aan Zeerust, het hy die opmerking gemaak dat hy die indruk gekry het dat dit in elke opsig goed gaan met die gemeente.

en ds. Steenekamp kon dit onmiddellik in besit geneem het. Ds. Steenekamp het die Kerkraad en in die besonder mnr. Pretorius, baie hartlik bedank vir die kar en hy was bly dat hy langs die weg in staat gestel sou word om sy werk met meer gemak te kon doen. Hy was tevrede met die kar en het dankbaar gevoel teenoor die Kerkraad en die Skriba.

Die buitedienskollektes sowel as die doopkollektes van elke tweede Sondag van die maand, sou vir reiskoste afgestaan word. In Maart 1937 is R150.00 tesame met die opbrengs by die buitekollektes as motortoelaag bewillig terwyl die predikantsalaris in Januarie met R100.00 na R700.00 verhoog is.

In Januarie 1937 is deur die Kerkraad besluit om R14.00 te bewillig as Zeerust se aandeel in die salaris van dr. H. P. Wolmarans wat in 1935 as dosent in die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria aangestel is. Op dieselfde kerkraadsvergadering het ds. P. J. J. Venter van Klerksdorp, wat op die vergadering teenwoordig was, gesê: „dat die opleiding van ons predikante die naaste aan my hart lê" en verder vir kragtige steun vir die opleiding deur die Kerkraad en gemeente gepleit.

Tydens die bediening van ds. Steenekamp het die kerkgebou, orrel, Marico Koshuis en kerkerwe op Ottoshoop besondere aandag ontvang. In Julie 1936 is die aanbring van 'n galery in die kerkgebou en die aankoop van 'n beter orrel deur br. M. M. J. Basson in 'n gemeentevergadering geopper, maar verdere bespreking is tot die Oktober-Nagmaal uitgestel toe br. Basson weer 'n geleentheid gegee is om sy voorstel te verduidelik. Hy het toe gewys op die tye wat intussen verbeter het en op die noodsaaklikheid van 'n groter orrel, 'n galery en toring vir die kerkgebou, sodat die kerkgebou kon aanpas by die boustyl van destyds. Hy het onder andere gesê: „Ons moenie meer tevrede wees soos ons vaders en grootvaders dit gebou het nie. Hulle het op 'n ander manier gebou wat hulle tyd gepas het." Fondse kon, volgens hom, ingesamel word deur die organisering van ekstra funksies soos braaivleisaande en basaars. 'n Kommissie van ondersoek na die koste is daarop aangewys. Ds. Steenekamp het die noodsaaklikheid van die voorgestelde verbeterings beklemtoon en steun daarvoor gevra, „maar wys op skuld van die Kerk wat daar nog is wat hy graag uitgewis wil hê." Teen die einde van 1937 het die saak weer aandag gekry. Die Kerkraad het van die gemeentevergadering toestemming gevra om die toring te bou en ook om die ander herstelwerk te doen. Van die kant van die gemeente was daar heftige teenstand: die gemeente sou dan te arm wees. Na 'n lang redenasie het ouderling Frikkie van der Merwe opgestaan en gesê: „Eerwaarde Voorsitter, ek wil aan hierdie broeders wat so baie besware het, en aan die gemeente net hierdie een vraag stel: ,Waar is julle geloof?' Hiermee was die bespreking op 'n end en die nodige toestemming is eenparig gegee.

Die susters van die Vrouwenwerkgezelschap van die dorp het R100.00 bewillig vir die bou van 'n toring. Argitek Geers van Johannesburg wat mettertyd vir hom naam as ontwerper van kerkgeboue sou maak, het Zeerust besoek en sketsplanne van die toring en orrelgalery opgestel. In November 1937 is opdrag gegee dat met die bou van die toring, die galery en ander herstelwerk aan die kerkgebou voortgegaan kon word nadat br. Eksteen by herhaling 'n bedrag geld op maklike voorwaardes aan die Kerkraad geleen en die Vrouwenwerkgezelschap ook R100.00 toegesê het. In Junie 1938, nadat ds. Steenekamp reeds in Januarie vertrek en voordat ds. S. P. Viljoen diens op Zeerust aanvaar het, is berig dat die toring byna klaar was en in Die Hervormer van 31 Augustus lees ons: „Die toring van ons Kerk en die galery vir die nuwe orrel is nou klaar. Dit lyk te pragtig. Die Kerk is buite en binne nuut geverf en lyk nou soos 'n nuwe kerk."

Die aankoop van 'n nuwe en groter orrel, wat vanaf Julie 1936 bespreek is, het saamgehang met die opbou van 'n reparasiefonds en die algemene verbetering van die finansies van die gemeente, onder leiding van ds. Steenekamp, die Kerkraad en die Finansiële Kommissie. Die lidmate het

pragtige bydraes gegee en opmerklik is dat die diakens geen onwilliges in die verskillende wyke teengekom het nie. Blykbaar het daar intussen 'n nuwe gees van gewilligheid en offervaardigheid in die gemeente ontstaan. Die Orrelkommissie was intussen werksaam om orrels in Johannesburg te gaan besigtig en kwotasies vir verskillende soorte en groottes van orrels te verkry en daar is besluit om binne 'n sekere prysgroep 'n behoorlike groot kerkorrel aan te koop. Die posisie van die gemeentelike finansies was teen die begin van 1937 gesond en daarby het die orrelfonds steeds pragtig gevorder.

In September 1936 is P. J. Coetzee, die orrelis, wat veraf gewoon het en wie se oë intussen baie verswak het, van sy pos onthef en is die jong suster, Catharina Reichel, as orreliste teen 'n salaris van R1.00 per maand aangestel, wat teen die einde van 1937 verhoog is.

In 1937 kon 'n deputasie namens die Kerkraad nie daarin slaag om 'n hoër huurprys vir die Marico Koshuis van die Provinsiale Administrasie te beding nie en is die Koshuis weer 'n keer aan die Administrasie te koop aangebied terwyl die koshuisbestuur ook die Administrasie in kennis gestel het dat die Kerkraad 'n meisieskoshuis vir 30 meisies sou bou indien die Administrasie dit vir 'n sekere tyd sou huur.

Die gemeente op Mafeking wat uit 14 huisgesinne en 58 lidmate op die dorp bestaan het, sou vanaf Januarie 1937 een Sondag elke twee maande deur ds. Steenekamp besoek word.

In Mei 1937, nadat die Transvaalse Onderwysdepartement belangstelling getoon het in twee van die vier erwe op Ottoshoop wat in 1911 op sekere voorwaardes vir kerkboudoeleindes aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico deur die owerheid geskenk was, het die Kerkraad besluit om nie afstand van die waardevolle erwe te doen nie.

Ds. Steenekamp, in wie se betreklike kort dienstyd op Zeerust merkwaardig veel tot stand gebring is, het op 23 Januarie 1938 van die gemeente afskeid geneem nadat hy 'n beroep na Johannesburg-Noord aangeneem het.

## 27. DIE DIENSTYD VAN DS. S. P. VILJOEN, 1939-1944.

Met die oog op die ontslag van ds. Steenekamp as predikant van die Zeerust-gemeente het, dr. H. C. M. Fourie van Groot Marico op 22 Januarie 1938 'n besoek aan Zeerust gebring. Vanaf Januarie 1938 sou hy as konsulent van die Zeerust-gemeente die leiding van die buurgemeente op sy skouers neem. Op 'n kerkraadsvergadering van 22 Januarie onder voorsitterskap van dr. Fourie is ontslag aan ds. Steenekamp verleen. Daarna het dr. Fourie 'n toespraak gehou na aanleiding van die vertrek van ds. Steenekamp. In sy afskeidstoespraak het ds. Steenekamp sy dank en waardering aan die Kerkraad, die gemeente en dr. Fourie, vir sy oorkoms, betuig waarna oudl. J. H. Snyman, Visevoorsitter van die Kerkraad, die verrigtinge met gebed afgesluit het.

Vanaf April 1938 het ds. D. F. Erasmus van Ventersdorp as eerste en dr. Fourie as tweede konsulent opgetree.

Nadat die gemeentevergadering op 1 April 1939, na 'n kort diens deur ds. Erasmus, die konsulent, op voorstel van brs. M. M. J. Basson (winkel) en J. J. Eksteen, opdrag aan die Kerkraad daartoe gegee het, het die Kerkraad direk na die gemeentevergadering ds. S. P. Viljoen, predikant van Durban en Dundee, beroep. As afstammeling van S. P. Viljoen, wat 'n eeu voor ds. Viljoen se koms na Zeerust, een van die eerste diakens van die Transvaalse Nederduitsch Hervormde Kerk was, vorm hy dus 'n skakel met een van die oudste Transvaalse Hervormde families. Naas ds. Viljoen, die agterkleinkind van Voortrekker-diaken S. P. Viljoen, kom daar in die geledere van die Hervormde predikante en gemeentelede, 'n hele aantal afstammelinge van ouderlinge D. F. Jacobs (die eerste katkiseermeester in Transvaal), F. G. Wolmarans en P. J. van Staden voor. Hierdie verskynsel beklemtoon, onder andere, die noue verband wat daar bestaan tussen die eerste Hervormde kerklike organisasie in Transvaal onder die predikantskap van ds. Daniel Lindley en die kerkraadskap van manne soos diaken Viljoen, ouderlinge Jacobs, Wolmarans, Van Staden en andere, en die teenswoordige Nederduitsch Hervormde Kerk.

Die reëlings vir die ontmoeting van ds. en mev. Viljoen voor die kerkdeur op Vrydagmiddag, 14 Julie 1939, en die ontvangs in die Stadsaal dieselfde aand, sowel as die verrigtinge met die bevestiging en die aktiwi-



Ds. S. P. Viljoen, agterkleinseun van dia. S. P. Viljoen, een van die eerste sewe kerkraadslede wat in 1842 deur die Natalse Volksraad aangestel en in Maart van dieselfde jaar deur ds. Daniel Lindley op Potchefstroom bevestig is.

teite van die naweek is op 27 Mei deur die Kerkraad onder voorsitterskap van oudl. J. H. Snyman getref. Die Reëlingskomitee wat verantwoordelik was vir die vlot verloop van die verrigtinge het bestaan uit oudl. G. J. van Aarde en diakens J. G. Vosser en W. J. Seymore. Onder andere, is daar voorsiening gemaak vir die sing van 'n lied onder leiding van die hoofde van die Sondagskool. Die belangstelling van die gemeentelede in die koms van ds. en mev. Viljoen na Zeerust, het duidelik geblyk uit die groot aantal gemeentelede wat by geleentheid van die ontvangs in die Stadsaal teenwoordig was.

Op Saterdag, 15 Julie, het die konsulent, ds. Erasmus, ds. Viljoen vir die eerste keer op die kerkraadsvergadering verwelkom, hom paslik toegespreek en daarna die voorsitterstoel aan hom oorhandig. Hy het ds. Erasmus bedank vir al sy werk en troue dienste as konsulent van Zeerust tydens die tydperk van herderloosheid en het daarna die Kerkraad ook op „treffende wyse" toegespreek.

**Die bou van 'n nuwe pastorie.**

Aangesien die ou pastorie, wat vanaf die begin van die eeu agtereenvolgens deur di. Van Drimmelen, Vermooten, Wolmarans, Venter en Steenekamp bewoon is, vanaf die begin van 1938 aan die Staat verhuur is, was die Kerkraad van voornemens om 'n nuwe pastorie te bou en is daar aanvanklik 'n tydelike voorsiening vir huisvesting van ds. en mev. Viljoen gemaak. Die bou van 'n nuwe pastorie was dan ook een van die eerste sake wat die Kerkraad onder leiding van ds. Viljoen aangepak en afgehandel het. Die bou van 'n nuwe pastorie is reeds op 'n buitengewone gemeentevergadering op 15 Julie, na sy bevestiging, aangeroer. Na verduideliking deur ds. Viljoen dat die Kerkraad die onmiddellike bou van 'n nuwe pastorie wenslik ag en ook reeds reëlings getref het vir die voorsiening van die nodige fondse vir die bou daarvan, is op voorstel van brs. F. A. Blignaut en J. H. Snyman jr. opdrag aan die Kerkraad gegee om die nodige stappe te neem vir die bou van 'n nuwe pastorie.

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering op 29 Julie het dia. L. J. Erasmus, Voorsitter van die Finansiële Kommissie, wat vir jarelank een van die leidende figure op die Kerkraad was, meegedeel dat hy intussen br. J. J. Eksteen, een van die groot weldoeners van die gemeente, genader het en dat hy bereid was om teen sekuriteit 'n lening aan die Kerkraad toe te staan vir die bou van 'n nuwe pastorie. Op voorstel van ouderlinge G. J. P. Grobler en P. P. van der Merwe is besluit om 'n lening van tenminste R2000.00 aan te gaan en die nodige eerste verband op die resterende gedeelte van Blok Nr. 4, geleë aan Bergstraat en soos gehou onder Transportakte 5423/97, ged. 30/7/97, met die geboue, te laat registreer. Op dieselfde kerkraadsvergadering is besluit om die nuwe pastorie te bou op dié gedeelte van Blok Nr. 4 wat grens aan Appelstraat, soos Gerrit



Die „nuwe pastorie" in Gerrit Maritzstraat 13, wat in die tyd van ds. en mev. Viljoen in gebruik geneem is en wat jarelank deur ds. en mev. Young bewoon is. Uit- en inwendige veranderings is in die loop van die jare aangebring.

Maritzstraat destyds bekendgestaan het. Voorts is besluit om die pastorie self te bou onder toesig van die bestaande Boukommissie, aangevul deur ds. Viljoen en brs. L. J. Erasmus, R. J. Benade, H. W. J. Roos, en later in September deur br. M. Basson.

Intussen het die Tweede Wêreldoorlog in September 1939 uitgebreek en was ds. Viljoen, oudl. Benade en br. Basson genoodsaak om na Pretoria te gaan om toestemming van die Departement van Openbare Werke te verkry vir die bou van die nuwe pastorie. Die deputasie was egter verplig om die huur van die ou pastorie aan die Staat met R3.00 per maand te verminder.

Die lening is in September op voorstel van G. Niehaus en P. Blignaut aangegaan vir 'n bedrag van R1500.00 betaalbaar in vier jaarlikse paaiemente van R200.00 elk, die eerste paaiement betaalbaar op 5 Augustus 1941, en die balans op 5 Augustus 1945.

Die bou van die nuwe pastorie het goed gevorder sodat ds. en mev. Viljoen in staat was om vroeg in die eerste helfte van 1940 hul intrek in die nuwe pastorie in Gerrit Maritzstraat 13 te neem. Kort daarna is hul eersteling, 'n seun, gebore. Nadat algaande uitwendige en inwendige veranderings en verbeterings aan die pastorie aangebring, en dit vanaf 1948 tot 1968 deur ds. en mev. Young bewoon is ,is dit teen die einde van die sestiger jare deur 'n nuwe pastorie in dieselfde straat vervang.

**Die boufonds.**

Op 'n kerkraadsvergadering van 23 Maart 1940 het ouderlinge M. M. J. Basson en R. J. Benade voorgestel om „'n Boufonds vir ons Kerk in die lewe te roep." 'n Week daarna is die voorstel van die Kerkraad aan die gemeentevergadering verduidelik. Diaken L. J. Erasmus, Voorsitter van die Finansiële Kommissie, het daarop gesê dat hy gewillig is om R10.00 in die Boufonds te stort en terselfdertyd 'n beroep op die gemeente gedoen om sy voorbeeld te volg en die Boufonds soveel as moontlik te steun. In Oktober 1940 is 'n aparte Boufondsrekening by 'n plaaslike handelsbank geopen en is op voorstel van F. P. van der Merwe en G. J. van Aarde besluit om 'n beeskollekte te hou ter stywing van die Boufonds. In Januarie 1942 is R300.00 uit die Kerkfonds in die Boufondsrekening deur die Kerkraad gestort en ook besluit om weer 'n kollekte vir die Boufonds te hou. In 1943 is 'n tweede kollekte gehou. Diakens L. J. Erasmus, Voorsitter van die Boufonds, het destyds belowe om twee tollies te skenk en sy mede-kerkraadslede gevra om elkeen een tollie, of die waarde van een tollie, vir die Boufonds te gee. Op dieselfde kerkraadsvergadering, op 9 Januarie 1943, het die Kerkraad besluit om by die gemeente aan te beveel om skouer aan die wiel te sit sodat die bouskuld met die April-Nagmaal uitgewis kon word.

Ter stywing van die Boufonds het die N.H.S.V. R80.00 geskenk, 'n gebaar wat op 3 Julie 1943 die hoogste waardering van die Kerkraad ontlok het. Die inspanning wat die Kerkraad en die Boufondskommissie hulself vanaf 1940 getroos het om fondse vir die Boufonds in te samel was noodsaaklik met die oog op die aflossing van die jaarlikse paaiemente en vereffening van die lening wat in 1939 by die heer Jacobus Johannes Eksteen aangegaan is en wat in Augustus 1945 finaal vereffen moes word. Die gedagte was ook dat die versterking van die Boufonds verder aandag moes kry met die oog op die oprigting van 'n nuwe kerkgebou.

**Die kerktoring en herstelwerk aan die kerkgebou.**

Op 6 Januarie 1938, terwyl ds. Steenekamp nog predikant in die gemeente was, het dia. L. J. Erasmus, Voorsitter van die Finansiële Kommissie, die Kerkraad meegedeel dat al die werk aan die kerkgebou deur A. F. Knoetze gedoen sou word. Br. J. J. Eksteen het R300.00 renteloos vir twee jaar aan die Kerkraad aangebied „om 'n toring aan ons Kerk te bou". Op voorstel van brs. Roos en Blignaut het die gemeentevergadering op 22 Januarie 1938 die kerkraadsbesluit van 6 Januarie eenparig bekragtig. Br. M. M. J. Basson (winkel) het daarop gedagtes gewissel oor die bou van 'n toring en hy het voorgestel, gesekondeer deur br. H. Marais, dat die bou van die toring onder toesig en goedkeuring van 'n argitek moet geskied. Die bou van die toring is ook bespreek deur brs. L. van Niekerk, J. H. Snyman jr. en L. J. Erasmus, terwyl laasgenoemde bekend-

gemaak het dat twee tenders vir die bou van die toring uit Johannesburg ontvang is, maar dat die Finansiële Kommissie geoordeel het dat albei tenders te hoog was.

Op 22 Januarie 1938, ná die gemeentevergadering, het die Kerkraad besluit om aan die Finansiële Kommissie opdrag te gee om 'n argitek te raadpleeg alvorens met die bou van die toring voortgegaan word. Vroeër in dieselfde maand het die Kerkraad reeds besluit om die bou van 'n galery ook by al die ander werk aan die kerkgebou, in te sluit en daarbenewens alles in die hande van die Finansiële Kommissie te laat.

Nadat die voorbereidende werksaamhede onder die bekwame leiding van ds. Steenekamp aangepak en afgehandel is, het die Kerkraad, ná die vertrek van ds. Steenekamp, verdere aandag aan alle aspekte van die bouaktiwiteite gegee, soms onder leiding van die konsulent, ander kere onder leiding van oudl. J. H. Snyman, Vise-voorsitter van die Kerkraad, en steeds in die nouste samewerking met die Finansiële Kommissie. Vroeg in die tweede helfte van 1938 was die werksaamhede afgehandel en met die koms van ds. Viljoen was dit nie vir hom nodig em enige aandag aan daardie saak te te gee nie, behalwe dat in 1944 reparasiewerk aan die kerkgebou deur die Kerkraad onder sy leiding goedgekeur is.

**Die Marico Koshuis.**

Die Marico Koshuis was 'n aangeleentheid wat, volgens die notules van die Kerkraad en gemeentevergaderings vanaf die tyd van ds. Venter tot in die tyd van ds. Young, baie tyd en aandag in beslag geneem het, afgesien van die feit dat dit in die loop van die jare baie sorge veroorsaak het. Die Marico Koshuis was nietemin 'n pragtige bydrae van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust tot die onderwys en opvoeding van gemeente- en ander kinders, en ofskoon die koshuis nou nie meer bestaan nie, kan die bykans veertig jaar-lange bestaan daarvan beskou word as 'n monument vir die inisiatief, ywer, idealisme en deursettingsvermoë van ds. P. J. J. Venter, sy Kerkraad en hul opvolgers.

Sake waaraan ds. Viljoen en sy Kerkraad, soos trouens ook hul voorgangers en opvolgers, voortdurende aandag moes gee, was die verhuring van die koshuisgeboue aan die Transvaalse Onderwysdepartement; vertoë algaande vir hoër huurgelde; die koshuisvaderskap; die onderhoud van die geboue, sowel as gereelde herstellings en aanbouings om aan nuwe behoeftes vir huisvesting en kantoordoeleindes te voorsien.

Na aanleiding van 'n verslag van 'n Kommissie van Ondersoek oor die koshuis, wat deur die Kerkraad aangestel is, het die Kerkraad op 1 April 1939 aandag gegee aan die naam van die koshuis, die doel van die inrigting, die huisvaderskap, die bestuur daarvan en aan verskillende ander

sake. In die loop van die jaar, nadat ds. Viljoen bevestig is, het daar egter 'n behoefte ontstaan om die Reglement in sake die Marico Koshuis, wat op 1 April 1939 deur die Kerkraad vasgestel is, te hersien sodat dit kon beantwoord aan die eise van nuwe omstandighede. In die koshuiskonstitusie is dus op 29 September 1939 bepaal dat die doel van die inrigting is „om huisvesting te verleen aan skoolgaande kinders van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust en ook aan ander kinders." Daar is verder aandag gegee aan die Koshuiskommissie as beherende liggaam; die samestelling van dié Kommissie, nl. drie lede uit die gemeente, almal benoem deur die Kerkraad, een lid uit die publiek, aangestel deur die Administrateur van Transvaal en die koshuisvader. Lede van die Koshuiskommissie is vir twee jaar benoem, waarvan die helfte al om die ander jaar aftree. Aftredende lede was herkiesbaar.

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering op 18 Mei 1940 is besluit dat 'n afskeidsfunksie vir die aftredende huisvader en -moeder van die Marico Koshuis deur die Sustersvereniging gereël moes word, waarskynlik die eerste funksie waarvoor die N.H.S.V.-tak, ná die stigtingskongres op Pretoria, verantwoordelik voor was.

In Mei 1940 het twee aansoeke vir die huisvaderskap voor die Kerkraad gedien. Voorkeur is egter aan A. Stafleu bo P. J. Basson gegee. In die loop van 1942 het daar egter ontevredenhedi ontstaan oor die huisvaderskap van Stafleu en is hy vanaf die begin van die vierde kwartaal 1942 deur die egpaar Smit as huisvader en -moeder vervang. Die egpaar Smit het blykbaar, in teenstelling met die egpaar Stafleu, tevredenheid verskaf en toe huisvader I. P. J. Smit in April 1944 sy finansiële verslag en die inspekteursrapport aan die Kerkraad voorgelees het, is dank en waardering teenoor die egpaar Smit vir hul getroue dienste uitgespreek en is hul goeie dienste ook terselfdertyd deur dia. L. J. Erasmus, Voorsitter van die Koshuiskommissie, geloof en R21.00 aan hulle aangebied.

In Oktober 1940 het L. J. Erasmus (Voorsitter), Jac. Snyman van Witrand (Vise-voorsitter) en C. J. Swart volgens die bepalings van die Reglement afgetree. Dia. Erasmus is egter herbenoem, terwyl ds. Viljoen en oudl. J. H. Snyman vir die eerste keer op die Koshuiskommissie benoem is.

In die loop van die tyd is daar ook aandag gegee aan die koshuisreëls, die spyskaart aan die een kant, maar aan die ander kant ook aan die finansiële probleme. Soms moes die Kerkraad tekorte aanvul, ander kere moes daar gereël word vir bankoortrekkings, terwyl brs. A. S. Snyman en M. M. J. Basson by meer as een geleentheid die Koshuiskommissie met lenings te hulp gekom het. Dia. Erasmus, later by almal bekend as Oom Lou, het vir 38 jaar as Voorsitter van die Koshuiskommissie opgetree en moes hy self ook meermale borgstaan vir bedrae wat by die bank geleen moes word om die koshuis aan die gang te hou.



Oud-ouderling L. J. (Oom Louwtjie) Erasmus, wat vanaf 1916 op die Kerkraad en algaande ook op verskillende gemeentelike kommissies gedien het. Hy was vanaf 1916 tot 1954 diaken en vna toe af tot 1966 ouderling en daarna oud-ouderling. As Voorsitter van die Marico Koshuis-kommissie en die Finansiële Kommissie vir 'n baie lang tydperk, het hy voortreflike werk in belang van die Zeerust-gemeente gedoen.

**Lodewikus Johannes Erasmus.**

Lodewikus Johannes Erasmus, geb. 2 Junie 1878 en tans nog in lewe in Pretoria, was in baie opsigte 'n merkwaardige persoon wat in die loop van sy verblyf in Zeerust-distrik voortreflike dienste aan die Hervormde gemeente gelewer het. Hy is die derde seun van L. J. Erasmus en Magrietha Marthina van den Berg. In 1907 is hy getroud met Catherina Cornelia van Zyl, dogter van Gerhardus Adriaan van Zyl van die plaas Rhenosterfontein. Na sy vrou se oorlye in 1938 het hy by sy dogter, mev. Magrietha Botha, op De Putten gaan woon totdat hy 'n jaar of twee gelede na Pretoria verhuis het. Vanaf 1916, toe hy as diaken gekies is, het hy tot in 1966 onafgebroke op die Kerkraad van Zeerust gedien, die laaste paar jaar as ouderling. Na meer as vyftig jaar troue diens as ouderling, het hy daarna nog kerkraadsvergaderings as oud-ouderling bygewoon. Hy was ook vir meer as veertig jaar lid en Voorsitter van die Finansiële Kommissie. Tydens die Tweede Vryheidsoorlog het hy van die begin tot die einde dapper geveg en is in die Slag van Ysterspruit vier keer gewond.

**Die aankoop van 'n orrel.**

Die aankoop van 'n nuwe orrel was vanaf die tyd van ds. Steenekamp voortdurend onder behandeling deur die Kerkraad, gemeentevergadering en die N.H.S.V. en sy voorgangers. Die hoop het aanvanklik bestaan dat 'n nuwe orrel in 1938, by geleentheid van die Januarie-Nagmaal, ingebruik geneem sou word. Lyste wat vir die doel van die aankoop van 'n orrel uitgestuur was, het in Januarie 1938 en selfs geruime tyd daarna, nog nie die verlangde resultate opgelewer nie. 'n Orrelkommissie is vervolgens benoem en brs. M. M. J. Basson (winkel), L. van Niekerk en H. W. J. Roos

het hulle in hierdie verband baie verdienstelik gemaak. Op 1 April 1939 het br. M. M. J. Basson (winkel) aan die Kerkraad bekendgemaak dat 'n pyporrel, dieselfde soort wat in die Cottesloe-kerkgebou in Johannesburg in gebruik was, bestel is. Daarna het daar egter probleme ontstaan met die aflewering van die bestelde orrel en het die Kerkraad by verskillende geleenthede in 1940 en die jaar daarna, aandag aan die saak gegee. In Oktober 1940 is ds. Viljoen deur die Kerkraad gevra om advies oor die nie-aflewering van die orrel in te win. In Januarie 1941 het hy die Kerkraad gerusgestel met die inligting dat die saak heeltemal in orde is en dat vertraging met die lewering van die orrel te wyte was aan die heersende oorlog. Ds. Young en sy Kerkraad sou later opnuut aandag aan die saak gee en uiteindelik 'n bevredigende oplossing vind. Die bedrag wat aanvanklik aan die firma Muller van Kaapstad vir die bestelde orrel betaal is, is mettertyd terugbetaal en 'n nuwe orrel van 'n ander firma vir die nuwe kerkgebou aangekoop.

**Die orrelis.**

Op 28 Junie 1941 het die Kerkraad besluit om die salaris van die orrelis op R3.00 per maand te bepaal tot die einde van Desember van daardie jaar. Vanaf Januarie 1942 sou die salaris R2.00 per maand bedra. Die orrelis, J. H. Snyman jr., wat mej. C. Reichel in 1941 opgevolg het en tot in 1952 as sodanig opgetree het, is terselfdertyd bedank vir die tyd waarin hy die orrel gratis bespeel het.

**Die huis op die koppie.**

Nadat die „huis op die koppie", wat op Erf Nr. 98 gestaan het, deur die Skriba, oudl. A. S. Pretorius, as vergoeding gratis bewoon is, en hy die Kerkraad kennis gegee het dat hy die huis gaan ontruim en verkies om in salaris vir sy dienste vergoed te word, het die Kerkraad vanaf 1939 tot in April 1944 verskillende kere besprekings oor die wenslikheid van die verkoping van dié gemeente-eiendom gevoer en besluite geneem. Uiteindelik het die gemeentevergadering op 8 April 1944 sy toestemming aan die Kerkraad gegee dat die erf met die huis verkoop mag word.

**Ses kaal erwe.**

In Maart 1940 het die Kerkraad besluit om die nodige toestemming by die gemeentevergadering te vra om die ses kaal erwe, wat aan die gemeente behoort het, te verkoop. In Januarie 1941 is 'n aanbod van R120.00 vir die ses erwe ontvang en in April 'n aanbod van R200.00. Die ses erwe, nrs. 563 tot en met 568, is toe aan P. J. Bezuidenhout verkoop.

**Die morg grond op Doornhoek.**

In Julie 1939 het ds. Viljoen aan die Kerkraad bekendgemaak dat Coert Grobler een morg grond vir feesdoeleindes aan die drie susterkerke geskenk het.

**Kerkgronde.**

Voor die koms van ds. Viljoen het 'n brief van die Stadsraad op 'n kerkraadsvergadering van 30 September 1938 gedien. Dit het gehandel oor die afpleistering van geboue en mure wat nie gepleister is nie, die skoonmaak van die turksvylaning en **die opruiming van die klipmuur.** Die vraag kom onwillekeurig na vore of die verwysing na 'n klipmuur op die kerkgronde in 1938 nie betrekking gehad het op die laaste oorblyfsels van die Casper Coetzee-skans uit die sestiger jare van die vorige eeu.

**Voortrekkerossewaspore.**

Die Kerkraad het in Desember 1938 op voorstel van R. J. Benade en M. M. J. Basson besluit dat die sementblad met die Voortrekkerossewaspore, by die ou klokpaal, wat kort vantevore tydens die Ossewatrek van 1938 daar aangebring is, met behoorlike ystertralies deur die Finansiële Kommissie omhein sou word.

**Bome op Kerkplein.**

In Maart 1940 is deur die Kerkraad besluit om die bloekombome rondom die Kerkplein te laat verwyder mits daar geen koste mee gepaard sou gaan nie. Twee jaar daarna is die kwessie van die verwydering van die ou bloekombome, wat besig was om dood te gaan, en die aanplanting van jong boompies in die hande van die dorpskerkraadslede en ds. Viljoen gelaat. In April 1942 het ds. Viljoen aan die Kerkraad verslag gedoen oor die vordering wat gemaak is met die uitvoering van die opdrag.

**Omheining van die kerkgronde.**

In Oktober 1940 was die omheining rondom die Kerkplein in 'n „haglike toestand" en is op voorstel van ouderlinge M. M. J. Basson en L. van Niekerk aan die Finansiële Kommissie opdrag gegee om die omheining te herstel.

**Finansies.**

Die finansies van die gemeente het steeds nougesette aandag van ds. Viljoen, die Kerkraad en die Finansiële Kommissie ontvang. Baie aandag is gegee aan die algemene jaarlikse en wyksbasaars, elke keer met die aktiewe medewerking van die N.H.S.V.

Na aanleiding van die ervaring wat ds. Viljoen in sy vorige gemeente opgedoen het, het hy die Kerkraad in Januarie 1940 oorreed om die kaartstelsel, wat in sy vorige gemeente uitstekend gewerk het, vir een jaar op die proef te stel. Ook in die Zeerust-gemeente het die kaartstelsel goed gewerk sodat die Finansiële Kommissie na die jaar se proefneming die kaarstelsel ten sterkste aanbeveel het. In Januarie 1943 is aan die Kerkraad berig dat die bydraes van 1942 'n besliste verbetering getoon het ofskoon daar nog ruimte vir verbetering was. Die finansiële toestand van die gemeente het egter steeds kommer gebaar en die Kerkraad was genoodsaak om by meer as een geleentheid van lenings by private persone, soos by A. S. Snyman en by 'n plaaslike handelsbank, vir gemeentelike doeleindes gebruik te maak,

**Plaaslike Diakonale Raad.**

Nadat mnr. J. B. Wolmarans, voltydse Sekretaris van die Diakonale Raad van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Julie 1944 die besluit van die Algemene Kerkvergadering om so 'n Raad in die lewe te roep persoonlik onder die aandag van die Kerkraad gebring en terselfdertyd die doelstellings wat met die Raad beoog word, uiteengesit het, is op voorstel van dia. L. J. Erasmus en R. C. Joubert besluit om so 'n Raad in die gemeente te vorm. Op 5 Augustus 1944 is vervolgens 'n Plaaslike Diakonale Raad deur die Kerkraad saamgestel, bestaande uit L. J. Erasmus, Voorsitter, J. Roos, Visevoorsitter, J. J. Louw, Sekretaris en H. G. van der Merwe, L. J. Erasmus, P. S. en S. J. Seymore as bestuurslede.

**Verandering van naam van gemeente.**

Nadat die Kerkraad op 30 Junie 1923 reeds 'n besluit geneem het oor die verandering van die naam van die gemeente, nadat die Groot Marico-gemeente in daardie jaar tot stand gekom het, het die Kerkraad op 23 Junie en 27 September 1941 op voorstel van J. H. en A. S. Snyman besluit om die verandering van die gemeentenaam in 1923 voor die gemeentevergadering vir goedkeuring en bekragtiging te lê. Op voorstel van brs. A. Stafleu en P. Cloete is goedkeuring deur die gemeentevergadering van 4 Oktober 1941 verleen dat die naam van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico na Zeerust verander mag word.

**Besoeke aan Noord-Rhodesië.**

Terwyl ds. Viljoen predikant op Zeerust was, het hy hom op 'n besondere wyse geïnteresseer in die belange van Hervormde lidmate in Noord-Rhodesië. In April 1942 het hy vir ses weke die Noord-Rhodesiese gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk gaan besoek en bearbei. In 1943, en vir die laaste keer in die jaar daarna, het hy weer verlof geneem om daarheen te gaan. Op kerkraadsvergaderings het hy op verskillende kere gepraat oor die bearbeiding van Hervormde lidmate in Noord-Rhodesië en hy was steeds bereid om selfs gedurende sy eie jaarlikse verloftyd, daarheen op amptelike besoek te gaan.

**Gemeenteblad.**

Die publikasie van 'n gemeenteblad is op 'n gemeentevergadering in Oktober 1941 deur ds. Viljoen aan die gemeente verduidelik.

**Buitedienste.**

Net soos in die geval van sy voorgangers en ds. Young ná hom, het ds. Viljoen ook gereeld buitedienste op kerkplekke in die gemeente waargeneem, en wel op Doornhoek by oudl. L. van Niekerk, op Rietvallei by oudl. A. S. Meyer, op Koedoesfontein by oudl. A. S. van Staden, op Damesburg by oudl. J. A. Oosthuizen en op Doornrivier by oudl. P. J. Coetzee. Op 4 Julie 1943 het ds. Viljoen in 'n kerkraadsvergadering die kwessie van 'n nagmaalsviering in die uitgestrekte gebied van Agter-Bosveld geopper. Die Kerkraad het toe besluit dat op die tweede Sondag van Augustus 1943 daar vir die eerste keer 'n nagmaalsviering onder

leiding van ds. Viljoen gehou sou word. Op 25 September het ds. Viljoen aan die Kerkraad verslag gedoen en gesê dat die nagmaalsviering in Agter-Bosveld 'n „volslae sukses" was.

**Ander aktiwiteite.**

Die tug is by meer as een geleentheid op 'n sinvolle en verantwoordelike wyse toegepas; lidmate wat misstappe begaan en hul skuld bely het, is weer opnuut in die boesem van die gemeente opgeneem; na onderhoude met lidmate van sektekerke wat hul begeerte uitgespreek het om na die Hervormde Kerk terug te keer en na aflegging van geloofsbelydenis, is geleentheid aan hulle gebied om weer na die Kerk terug te keer; versoening is bewerkstellig tussen lidmate wat voorheen in onvrede met mekaar gelewe het; diakonale hulp is verleen aan siek en behoeftige lidmate; die Hulpbehoewende Gemeentefonds is gesteun; die amptelike publikasies van die Kerk is ondersteun en versprei; 'n grassnyer is gesamentlik deur die Kerkraad, die Marico Koshuis en ds. Viljoen aangekoop; ondersteuning is toegesê aan die Volkskongres wat in Bloemfontein in September 1939 gehou sou word; aan die insameling van fondse vir die verskuiwing van die Krugerstandbeeld op Pretoria; aan die oprigting van 'n Afrikaanse Mediese Fakulteit aan die Universiteit van Pretoria; aan die werksaamhede van die Reddingsdaadbond en aan die Nederlandse Noodlenigingsfonds.

**Herdenking van vyf-en-sewentigjarige bestaan van die gemeente.**

'n Kommissie, bestaande uit ds. Viljoen, oudl. M. M. J. Basson, dia. L. J. Erasmus en br. M. Basson is in Januarie 1944 deur die Kerkraad benoem om reëlings te tref vir die feestelike herdenking in April 1944 van die vyf en sewentigjarige bestaan van die Zeerust-gemeente. Die datum van die feesviering is gekies na aanleiding van die feit dat die datum „April 1869", op die hoeksteen van die ou kerkgebou voorkom. Ds. Viljoen het egter daarna by prof. S. P. Engelbrecht vasgestel dat die gemeente, nie in April 1869 gestig is nie, maar eers op 12 Junie 1871 toe die nuwe gemeente in Marico van die Potchefstroomse gemeente afgestig het. Die Kerkraad het dus kennis geneem van die feit dat die gemeente eers in 1946 sy vyf en sewentigjarige bestaan feestelik sou kon herdenk.

**Uitdienstreding van getroue kerkraadslede.**

In die tyd van ds. Viljoen het oudl. A. S. van Staden van die plaas Koedoesfontein, wat vanaf 1931 troue diens as kerkraadslid gelewer het, in September 1939 eervolle ontslag gekry. Daarna het oudl. L. van Niekerk van Doornhoek, wat vanaf 1931 eers as diaken en toe as ouderling op die Kerkraad gedien het, in April 1941 bedank, gevolg in April 1943 deur oudl. J. H. Fouché, wat vanaf 1919 ouderling in die Zeerust-gemeente was. In September 1943 het oudl. G. J. van Aarde, ná agt jaar troue diens as ouderling bedank. Nog 'n ouderling wat na jarelange troue diens in April 1944 as ouderling bedank het met die oog op sy verhuising na Pretoria, was oudl. A. S. Snyman, vader van mev. (ds.) A. J. van Staden van Silverton (Pretoria).

**Die N.H.J.V.**

Nadat br. M. M. J. Basson die konstitusie van die N.H.J.V. op 5 Oktober 1940 voor die Kerkraad gelê en dit terselfdertyd verduidelik het, is die voorstel op voorstel van ouderlinge L. van Niekerk en P. J. Basson goedgekeur. Op 'n kerkraadsvergadering van 11 Januarie 1941 en 'n gemeentevergadering van 12 April, het br. M. M. J. Basson, die destydse Superintendent van Sondagskole, inligting verstrek oor die N.H.J.V., die Sondagskole en die viering van Kersnag.

**Die Vrouwenwerkgezelschap, Sustersvereniging en die N.H.S.V.**

Die susters van die Vrouwenwerkgezelschap het in 1939 R150.00 ingesamel, waarvan R50.00 bestem was vir die aankoop van die groot nuwe orrel wat in Oktober 1939 reeds bestel was, en R100.00 vir die bou van die kerktoring wat in Augustus 1938 voltooi was. Die Vrouwenwerkgezelschap wat in die tyd van ds. H. P. Wolmarans deur mev. Wolmarans gestig is, het in die loop van die jare belangrike werk in die gemeente gedoen en was in werklikheid een van die voorlopers van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging wat in Mei 1940 onder leiding van mev. M. R. Oosthuizen op 'n kongres in Pretoria tot stand gekom het om die werk van al die destyds-bestaande gemeentelike vroueverenigings, soos dié op Zeerust, Pretoria, Germiston en elders te koördineer.

Die Vrouwenwerkgezelschap wat in die eerste helfte van die twintiger jare deur mev. Wolmarans op Zeerust gestig is, was reeds vir ongeveer vyftien jaar met sy nuttige werk op Zeerust onder leiding van mev. Venter, Steenekamp, konsulentsvrouens en susters van die gemeente besig, toe mev. Viljoen in 1939 op Zeerust aangekom het.

Op uitnodiging van mev. Viljoen het agtien susters van die gemeente op Woensdagmiddag, 8 November 1939 in die konsistorie op Zeerust bymekaargekom. Ds. S. P. Viljoen, wat die verrigtinge met gebed geopen het, ouderlinge R. J. Benade en A. S. Pretorius, die Skriba, was ook teenwoordig. Mev. Viljoen het as voorsitster van die vergadering, en mev. Snyman as sekretaresse opgetree.

Mev. Viljoen het aan die vergadering meegedeel dat die Vrouwenwerkgezelschap — deur die notulehoudster die Susters Werkgeselskap genoem — op 'n vorige vergadering ontbind is, aangesien „die susters nie voel om met die werk aan te gaan nie", en dat die fondse van die ontbinde vereniging aan die Kerkraad oorhandig is. Mev. Slabberts en mej. Vosser het ten tye van die ontbinding van die Vrouwenwerkgezelschap as Voorsitster en Sekretaresse opgetree.

Nadat mev. Viljoen die doel en nut van 'n Sustersvereniging uiteengesit het, is op voorstel van mevv. Pretorius en Benade besluit om 'n Sustersvereniging van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust te stig. In dieselfde vergadering is vervolgens 'n netjiese konstitusie van die vereniging vasgestel en goedgekeur. As doelstellings is die volgende ge-



Mev. W. M. Viljoen, geb. Odendaal (1915-1953). Nadat sy voor haar huwelik met ds. Viljoen vir 'n tydlank onderwys gegee het, het sy as predikantsvrou haar kragte gewy aan die aktivering van die susters deur middel van die stigting en uitbouing van sustersverenigings in die gemeentes waar ds. Viljoen as predikant gestaan het, ook in Zeerust. Die werk van die N.H.S.V. het haar na aan die hart gelê.

noem: (a) Diakonale werk in die gemeente; (b) Die bevordering van die onderlinge vriendskap en samewerking; (c) Besoeke aan siekes; en (d) Die bevordering van die geestelike en stoflike belange van die Kerk.

Mev. Niehaus is op dieselfde stigtingsvergadering as die eerste Presidente gekies, mev. M. Viljoen as Voorsitster, mev. Van der Merwe as Visevoorsitster, mej. J. C. Vosser as Sekretaresse, mev. Alberts as Penningmeesteres, en mevv. Coetzee, Benade, Vosser en mej. Marais as wyksusters.

Teen die einde van September 1939 het die Kerkraad op voorstel van dia. L. J. Erasmus en oudl. R. J. Benade die susters van die Werkgeselskap hartlik bedank „vir die milde gifte aan ons Kerk gedoen", 'n bedanking wat blykbaar betrekking gehad het op die ontvangs van die fondse nadat die Vrouwenwerkgezelschap formeel ontbind het. Op die eerste kerkraadsvergadering van 1940, het ds. Viljoen die Kerkraad ingelig oor die stigting van die Sustersvereniging op 8 November 1939. Hy het die konstitusie daarvan voorgelees en die Kerkraad gevra om sy goedkeuring vir die stigting en verdere bestaan van die Sustersvereniging te gee. Na 'n deeglike bespreking van die aansoek, is op voorstel van dia. L. J. Erasmus en oudl. L. van Niekerk besluit om die konstitusie van die Sustersvereniging goed te keur. Die Skriba het opdrag gekry om die Sustersvereniging skriftelik van die kerkraadsbesluit kennis te gee.

Die Sustersvereniging van Zeerust het skaars ses maande 'n onafhanklike bestaan gevoer, maar in daardie tyd is gereelde vergaderings op die dorp en in die distrik gehou. In daardie tyd is tee-aande gehou; het die armkas verskillende ware ontvang vir uitdeling aan behoeftige gesinne en is 'n groot braaivleisaand, waarvan die opbrengs meer as R30.00 was, in Februarie 1940 gereël. Verder is die fondse opgebou deur maandelikse bydraes deur lede en die hou van tiekie-aande. Op versoek van mev. M. R. Oosthuizen van Heidelberg, is die konstitusie van die Sustersvereniging aan haar gestuur. Mev. Oosthuizen het destyds kontak gemaak met



Ds. S. P. Viljoen, tans predikant op Delmas en Vise-voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering; Voorsitter, Werkgroep Gemeenteopbou; Lid van die Raad vir die Argief en Museum. Ds. Viljoen is 'n geesdriftige amateur fotograaf en dié belangstelling wend hy reeds vir jare aan in die bevordering van die kennis van die verlede van die Nederduitsch Hervormde Kerk.

al die bestaande Sustersverenigings in die Hervormde Kerk en afskrifte van elkeen se konstitusie gevra. 'n Voorlopige konstitusie vir die te stigte N.H.S.V. is deur mev. Oosthuizen en ander susters van die Kerk opgestel. In Maart 1940 het mev. Viljoen die voorlopige konstitusie van die N.H.S.V. op 'n vergadering van die Sustersvereniging van Zeerust voorgelees en dit was vir die susters van Zeerust baie duidelik dat die voorlopige konstitusie van die N.H.S.V. geskoei was op hul eie konstitusie wat op 8 November op Zeerust goedgekeur en in werking gestel is. Dit was 'n kompliment aan die Sustersvereniging van Zeerust en daarom het die notule van die

vergadering in Maart 1940 ook met 'n mate van trots gemeld: „Ons kan aanneem dat ons konstitusie wat (op versoek van mev. Oosthuizen) ingedien is, die model konstitusie was."

Mev. Alberts is saam met mev. Viljoen afgevaardig na die stigtingskongres van die N.H.S.V., wat op 23 Mei 1940 op Pretoria bymekaar sou kom. Mev. Niehaus is as sekunda vir mev. Alberts aangewys.

Na die formele stigting van die N.H.S.V. op Pretoria in Mei 1940 is die sewe maande-oue Sustersvereniging van Zeerust vervang met 'n tak van die N.H.S.V. In die werksaamhede van die tak van die N.H.S.V. het mev. Viljoen, onder andere, 'n werksame en leidende aandeel geneem aangesien die N.H.S.V. as die voortsetting van haar eie Sustersvereniging, haar baie na aan die hart gelê het. In die vyf jaar-lange verblyf van die Viljoen-egpaar op Zeerust is veel tot stand gebring en 'n navolgenswaardige tradisie van diens geskep. Dit is opmerklik dat nie alleen die susters van die gemeente belangstelling in die aktiwiteite van die N.H.S.V.-takke aan die dag gelê het nie, maar ook die lede van die Kerkraad en ander broeders van die gemeente het volgehoue belangstelling getoon.



Ds. Simon Vermooten wat op 6 Oktober 1940 in die ou kerkgebou op Zeerust sy indienstreding as predikant op 16 Oktober 1915 in dieselfde historiese kerkgebou onder leiding van ds. Viljoen herdenk het.

**Ds. Vermooten herdenk indienstreding.**

Op Sondagaand, 6 Oktober 1940, het ds. Viljoen die leiding geneem by 'n byeenkoms in die kerkgebou, by watter geleentheid ds. Simon Vermooten van Pretoria, in 'n redevoering voor 'n groot en waarderende gehoor sy indienstreding as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) op 16 Oktober 1915 herdenk het.

**Ds. Viljoen na elders beroep.**

In September 1943 is ds. Viljoen beroep na die kombinasie Trichardtsfontein-Delmas en toe weer in November na Eendracht, wat hy egter albei bedank het. Tydens die nagmaalsviering in Julie 1944 het hy bekendgemaak dat hy 'n beroep na Brixton aangeneem het. Op 18 Augustus is hy in sy nuwe gemeente bevestig.

In die Hervormer van 21 Augustus 1944 het oudl. A. S. Pretorius, die bekende Skriba van die gemeente, die volgende waarderende woorde namens die gemeente oor ds. Viljoen geskrywe: „Ons verlies is geweldig groot, maar ons sien met innige dankbaarheid terug oor die vyf jaar van sy bearbeiding in ons gemeente". Opmerklik ook is dat oudl. Pretorius, as die beriggewer van die Kerkraad en gemeente in Die Hervormer, altyd met die grootste waardering van die prediking van ds. Viljoen melding gemaak het. Naas sy prediking, het die gemeentelede ook opregte waardering vir sy konsensieuse pastorale arbeid gehad, terwyl hy baie aangename samewerking van die kant van die Kerkraad, sowel as die gemeente en die verskillende komitees en verenigings ondervind het in al die veelvuldige, normale aktiwiteite van die gemeente wat in die loop van die vyf jaar aangepak is. Dit is vermeldenswaarig dat die dienstyd van ds. Viljoen in



Ds. C. H. Muller, wat as predikant van Groot Marico, as konsulent van die Zeerust-gemeente opgetree het. Hy is in 1970 op Kemptonpark oorlede.

Zeerust feitlik saamgeval het met die gebeurtenisvolle oorlogsjare vanaf September 1939 tot Mei 1945. Met reg kan gesê word dat ds. Viljoen, diie agterkleinkind van 'n Voortrekker-diaken, ook een van die Hervormde predikante was wat diep spore in die Zeerust-gemeente getrap het.

## 28. DIE ZEERUST-GEMEENTE TYDENS DIE KONSULENTSKAP VAN DI. C. H. MULLER, D. F. ERASMUS EN H. J. GEYSER, 1944-1947.

Die tydperk van bietjie meer as twee jaar vandat ds. Viljoen uit die gemeente vertrek het en ds. Young bevestig is, word gekenmerk deur die groot aantal tevergeefse beroepe wat vanaf 1 Oktober 1944 tot 29 Junie 1946 uitgebring is. Nadat tien beroepe uitgebring en tien weierende antwoorde ontvang is, het die destydse Skriba die gevoel van moedeloosheid van die Kerkraad met die volgende sinsnede in sy notule onder woorde gebring — soos hy vantevore ook op 18 Maart 1946 reeds gedoen het — „om maar weer oor te gaan tot die beroep van 'n herder en leraar vir ons gemeente". Die beroep wat op 20 September 1946 op ds. Young van Groblersdal (Van der Hoff-gemeente) uitgebring is, het uiteindelik geslaag.

Toe ds. Viljoen in Augustus 1944 sy ontslag as predikant van Zeerust ontvang het, het ds. C. H. Muller van Groot Marico as konsulent die



Ds. D. F. Erasmus, wat vanaf 1920 tot 1963 predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Ventersdorp was en vanaf 1930 tot 1963 telkens as konsulent van die Zeerust-gemeente gedien het.

leiding van die Kerkraad gehad, in April 1945 opgevolg deur ds. D. F. Erasmus van Ventersdorp. Op die kerkraadsvergadering van 12 Januarie 1946 was ds. H. J. Geyser van Lichtenburg as konsulent in die voorsitterstoel.

Sake wat tydens die vakature aandag van die Kerkraad gekry het, was die Marico Koshuis wat in April 1945 weer aan die Transvaalse Onderwysdepartement verhuur is; die heraanstelling vir 'n verdere tydperk van drie jaar van die huisvader en -moeder (April 1945), wie se dienste deur die Kerkraad opreg waardeer is; die verhuring van die ou pastorie in Jan Rossouwlaan aan die Departement van Naturellesake as Naturellesakekantoor teen 'n verhoogde huur van R18.00 per maand (April 1946) en die besluit om die ou pastorie nie te verkoop nie. Donasies is gegee aan die Ohrigstadse Eeufeeskomitee, aan die Ondersteuningsraad; aan prof. S. P. Engelbrecht as 'n geskenk by geleentheid van die herdenking van sy vyf en twintig-jarige ampsbediening, en R50.00 aan die Kaapstadse gemeente. Ook is aandag gegee aan die organisasie van die N.H.J.V. en maatreëls getref dat Hervormde koshuiskinders nie lede van die C.S.V. word nie. Toe 'n brief van die firma R. Muller i.v.m. die aankoop van 'n orrel ontvang is, is 'n kommissie benoem om op die saak in te gaan, terwyl regsadvies oor die hele aangeleentheid by F. Hummelen, 'n plaaslike prokureur, ingewin is. Na die verkryging van die regsadvies in sake die beste orrel by die firma Muller, het die Orrelkommissie, bestaande uit J. H. Snyman, L. J. Erasmus en M. M. J. Basson, op 18 Maart 1946 volmag van die Kerkraad gekry om, in oorleg met prokureur Hummelen, te handel oor alle sake rakende die aankoop van gesegde orrel. Op die kerkraadsvergadering van 20 September 1946, toe ds. Young beroep is, is berig dat die firma Muller die deposito van R800.00, wat vroeër op 'n bestelde orrel betaal is, sou terugbetaal. Daarna sou die orrelkwessie in die tyd van ds Young weer 'n keer opduik, maar dan uiteindelik opgelos word. Op aandrang van oudl. J. H. Snyman is op 20 Januarie 1945 van die Kerkraad toestemming verkry dat die Finansiële Kommissie fondse bewillig om 'n ordentlike boekrak in die konsistorie te kry.

**Die distriksverpleegster.**

Op 18 April 1945 is mevv. Basson en Pretorius in die kerkraadsvergadering toegelaat om die saak van die distriksverpleegster te verduidelik. Hulle is toe gevra om meer inligting te bekom. In Junie het die Kerkraad vervolgens voorlopig vir oudl. Snyman benoem om die gemeente op die Vrouefederasie se Kommissie van Toesig te verteenwoordig. Die Kerkraad was bereid om 'n redelike bedrag by te dra tot die salaris van die distriksverpleegster sodra die reëling goed in werking is. Die volgende jaar in Maart het die Kerkraad besluit om in samewerking met die Sustersvereniging van die Zeerust-gemeente R100.00 jaarliks tot die salaris van die distriksverpleegster by te dra.

Toe die S.A.V.F. in Junie 1946 steun gevra het vir die bou van 'n koshuis vir die huisvesting van Afrikanerdogters wat besig was om in die Goudstad te verwaarloos, is die saak na die N.H.S.V. verwys.

Die swak geldelike posisie van die diakonie het in Junie 1945 daartoe gelei dat die tafelkollekte aan die diakonie afgestaan sou word.

In Junie 1946 het die Kerkraad besluit dat die kerkboeke deur 'n gesertifiseerde ouditeur nagesien moet word.

Oudl. J. H. Snyman het in Oktober 1945 die saak van die boompies op die Kerkplein aangeroer. Hy was van opinie dat ander boompies geplant moes word. Die Kerkraad het besluit om die saak van die boompies in die hande van oudl. Snyman te laat.

Die Kerkraad het in Junie 1946 goedkeuring verleen aan 'n versoek dat die kerkerwe op Ottoshoop as ruimte by die woonhuis van P. Visser gebruik mag word.



Ds. H. J. Geyser, van Lichtenburg, tydens wie se konsulentskap van die Zeerust-gemeente, die gemeente sy 75-jarige bestaan herdenk en ds. Young beroep het.

In die tyd onder bespreking is oudl. G. P. J. Grobler in 1945 oorlede. Aan oudl. J. H. Snyman is petrolgeld toegestaan wanneer hy in belang van die Kerk in die Vergenoeg- en Malopo-wyke besoeke moes aflê; br.

M. van der Merwe is benoem as Superintendent van Sondagskole en S. J. Prins het vir predikant begin studeer en van die Kerkraad geldelike ondersteuning gekry. In Junie 1946 is die kantoor van die Skriba na sy woonhuis verskuiwe op voorwaarde dat hy Saterdae in die konsistorie beskikbaar moes wees. Sy salaris as Skriba-Kassier is tot R7.20 p.m. verhoog.

Diaken W. A. de Meyer is in Junie 1945 aangestel as koster in die plek van R. J. Benade, wat kort vantevore sowel as ouderling en as koster bedank het. In die kerkraadsvergadering van 1 Julie 1945 het ds. Erasmus 'n hartlike woord van dank en waardering aan br. Benade gerig vir sy troue dienste van agtien agtereenvolgende jare as koster in die Zeerust-gemeente. Namens die Kerkraad en gemeente het ds. Erasmus hom 'n geseënde rustyd toegewens.

**Herdenking van die vyf en sewentigjarige bestaan van die gemeente.**

'n Gebeurtenis wat belangstelling in die gemeente gaande gemaak het, was die feestelike herdenking van die vyf en sewentigjarige bestaan van die Zeerust-gemeente by geleentheid van die nagmaalsviering in November 1946. Reeds in Maart 1946 het die Kerkraad begin aandag gee aan noodsaaklike reëlings met die oog op die feesviering. Die finale reëlings is egter eers in September onder leiding van ds. Geyser, die konsulent, getref. Die Hervormde koshuiskinders sou ook by die feesviering teenwoordig wees. Ds. S. P. Viljoen sou gevra word om die voorbereidingsdiens op Saterdagmiddag te lei; ds. C. S. van H. Steenekamp die diens op Saterdagaand, terwyl prof. dr. S. P. Engelbrecht gevra sou word om die nagmaalsdiens en feesrede op Sondagoggend te hou. Die Sondagmiddagdiens sou deur ds. P. J. Venter gelei word en die dankdiens op Sondagaand deur ds. Simon Vermooten. 'n Brosjure oor die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico) deur prof. S. P. Engelbrecht, het by geleentheid van die feesviering die lig gesien.

## 29. DIE DIENSTYD VAN DS. S. E. YOUNG.

**Beroep en bevestiging van ds. Young.**

Nadat die gemeente in Augustus 1944 vakant geraak het met die vertrek van ds. Viljoen, is die volgende predikante en proponent vanaf Oktober 1944 tot Augustus 1946 sonder sukses beroep: Ds. P. W. A. Bierman (Losberg) op 1 Oktober 1944; prop. P. S. Dreyer op 1 Desember 1944; ds. F. J. van Zyl (Standerton) op 20 Januarie 1945; ds. D. F. Erasmus (Ventersdorp) op 7 April 1945; ds. W. J. Kemp (Waterberg) op 30 Junie 1945; ds. S. P. J. J. van Rensburg (Randpoort) op 6 Oktober 1945; ds. P. J. J. Venter (Makwassie) op 12 Januarie 1946; ds. S. P. J. J. van Rensburg vir 'n tweede keer op 18 Maart 1946; ds. .A J. Nolte (Johannesburg-Wes) op 13 April 1946 en ds. P. J. Booysen (Middelburg) op 29 Junie 1946. Gedurende die tydperk waarin die gemeente vakant was, het ds. C. H. Muller van Groot Marico aanvanklik as konsulent opgetree; vanaf 7 April 1945 ds. D. F.

Erasmus van Ventersdorp en vanaf 12 Januarie 1946 ds. H. J. Geyser van Lichtenburg.

Terwyl die Kerkraad onder leiding van ds. Geyser in die tweede helfte van 1946 besig was om die finale reëlings te tref vir die viering van die gemeente se vyf en sewentigjarige bestaan in November van daardie jaar, is ds. Samuel Edwin Young van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Van der Hoff (Groblersdal) op 'n spesiale vergadering van die Kerkraad op 20 September 1946 met 'n groot meerderheid van stemme beroep as predikant van Zeerust. Op daardie tydstip het ds. Young ook onder beroep na 'n ander gemeente gestaan. Hy het egter besluit om die beroep na Zeerust aan te neem en in die loop van Oktober het die gemeente met vreugde verneem dat sy elfde beroep wat tot op daardie tydstip uitgebring is, geslaag het en deur ds. Young aangeneem is.

Aanvanklik het ds. Young aan die hand gedoen dat sy bevestiging in die loop van Desember moes plaasvind maar aangesien die Kerkraad van oordeel was dat dit moeilik sou wees om die ontvangs en bevestiging in Desember te reël, is daar in November besluit dat die ontvangs en bevestiging by geleentheid van die nagmaalsviering in Januarie 1947 sou plaasvind.

Ds. Young, wat destyds nog ongetroud was, is Saterdagmôre 11 Januarie 1947 by die brug op die pad na Groot Marico ontmoet en vandaar na die historiese kerkgebou begelei waar 'n verwelkomingsadres namens die Kerkraad en gemeente voor die kerkdeur voorgelees en deur ouderling Snyman aan hom oorhandig is. Daarna het 'n ontvangs ,gereël deur die susters van die gemeente op versoek van die Kerkraad, in die Stadsaal gevolg. Die bevestiging is dieselfde middag deur die konsulent, ds. H. J. Geyser, waargeneem, die intreepreek is daarna om halfagt gelewer terwyl die gewone nagmaalsdienste die volgende dag plaasgevind het.

Op 'n verdaagde kerkraadsvergadering, wat ná sy bevestiging gehou is, het ds. Young die voorsitterstoel van die konsulent oorgeneem. Hy het ds. Geyser hartlik bedank vir die voortreflike leiding wat hy as konsulent aan die Kerkraad en gemeente gegee het en namens die Kerkraad het hy 'n pragtige stoel aan ds. Geyser as 'n blyk van waardering vir sy gewaardeerde dienste oorhandig. Met die ontvangs, bevestiging, eerste kerkraadsvergadering, intreepreek en die eredienste van sy eerste Sondag op Zeerust agter die rug, het ds. Young se verbintenis met Zeerust en sy jarelange, geseënde bediening van een van die mees historiese gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk, 'n aanvang geneem.

**Huwelik.**

Net soos in die geval van prop. H. P. Wolmarans in 1922, het ds. Young in die begin van 1947 as 'n ongetroude jongman sy werk as predikant in die gemeente van Zeerust begin. Nadat hy vir bykans 'n jaar lank by 'n private huisgesin op Zeerust ingewoon het, het hy op 20 Desember 1947 in die huwelik getree met mej. M. M. Pietersen, 'n onderwyseres van Pretoria.

Voor haar huwelik het sy 'n lewendige belangstelling in die Nederduitsch Hervormde Jeugvereniging van die Pretoria-gemeente aan die dag gelê. As predikantsvrou op Zeerust sou sy nie net vir ds. Young en hul dogter, Elma, 'n geliefde vrou en moeder wees en haar huishouding op 'n bekwame wyse behartig nie, maar as voorsitster van die N.H.S.V. sou sy in die loop van 'n kwarteeu verbasend veel presteer.

**Die nuwe kerkgebou.**

Die oprigting van 'n nuwe kerkgebou, wat reeds jare vantevore deur verskillende kerkraadslede en predikante in die vooruitsig gestel is, het binne vyf jaar na ds. Young se indienstreding as predikant van Zeerust 'n blye werklikheid geword. Binne drie maande na sy aankoms op Zeerust, het die Kerkraad onder sy taktvolle en besielende leiding die taak van kerkbou, presies tagtig jaar na die eerste poging, aangepak en algaande verskillende struikelblokke te bowe gekom.

Ds. Young en sy ervare en beproefde kerkraadslede het mekaar vanuit die staanspoor gevind. Die notules van die groot aantal vergaderings van die Kerkraad, gemeente en kommissies wat in die afgelope kwarteeu onder leiding van ds. Young gehou is, of waarvan hy 'n lid was, getuig van 'n



Ds. Young by geleentheid van 'n huweliksbevestiging in die veertiger jare.

aangename, harmonieuse en positiewe samewerking tussen lidmate en leraar in belang van die plaaslike gemeente en tot eer van God aan wie se diens hulle hul toegewy het.

Op 'n kerkraadsvergadering van 12 April 1947 is die kwessie van die bou van 'n nuwe kerkgebou op Zeerust deeglik bespreek. Op voorstel van ouderlinge M. van der Merwe en P. H. Viljoen is besluit om die saak van die bou van 'n nuwe kerkgebou dieselfde aand by die gemeentevergadering aanhangig te maak en goedkeuring vir die oprigting daarvan te vra. Op die gemeentevergadering het ds. Young die mededeling gedoen dat die Kerkraad eenparig besluit het om 'n begin te maak met die insameling van fondse vir die oprigting van 'n nuwe kerkgebou. Die gemeentevergadering het die saak ook baie deeglik bespreek. Op voorstel van brs. R. J. en J. G. Benade is besluit om die aanbeveling van die Kerkraad goed te keur.

Nadat die ou historiese kerkgebou wat omstreeks 1870 deur Walter Seymore voltooi is, wat daarna in die tagtiger jare onder leiding van ds. J. C. de Vries of in die negentiger jare onder leiding van ds. van Belkum vergroot, en tydens die bediening van ds. Steenekamp van 'n toring voorsien en vir bykans driekwart van 'n eeu as 'n waardige bedehuis gebruik



Die ou kerkgebou, waarvan die hoeksteen in April 1869 gelê is en wat honderd jaar daarna gesloop is.

is, het die lidmate algaande tot die oortuiging gekom dat die ou historiese gebou nie meer volkome beantwoord het aan die vereistes van die tyd waarin hulle gelewe het nie, dat die ou kerkgebou deur 'n nuwe ruimer en sierliker een vervang behoort te word en dat die bestaande kerkgebou desnoods as 'n historiese monument in stand gehou behoort te word.

Nadat die gewigtige besluit tot kerkbou in April 1947 geneem is, het die gemeentelike aktiwiteite in die volgende paar jaar gestaan in die teken van verskillende pogings tot stywing van die boufonds tot op 'n peil waar opdrag aan 'n argitek gegee kon word om 'n nuwe kerkgebou te ontwerp.

Op dieselfde vergadering van die Kerkraad waar besluit is om 'n aanbeveling vir die bou van 'n nuwe kerkgebou by die gemeentevergadering te doen, het ds. Young reeds met 'n voorstel gekom waardeur hy die Sondagskoolkinders van die gemeente by die aanstaande boufondsinsameling vir 'n nuwe kerkgebou wou betrek. Hy het voorgestel dat aan die Sondagskoolkinders kaartjies uitgegee moet word „om steentjies in die vorm van fondsies" in te samel. Na 'n bespreking is die voorstel eenparig goedgekeur. Op die kerkraadsvergadering van 11 Oktober 1947 het ds. Young sy voorstel verder verduidelik en is ouderlinge M. M. J. Basson, P. H. Viljoen en N. Fouche met die uitvoering van die voorstel belas.

Dit was egter eers op die kerkraadsvergadering van 12 Julie 1947 waar die fondsinsameling vir die oprigting van die nuwe kerkgebou in alle erns deur ds. Young en sekere kerkraadslede verduidelik, en vervolgens deur verskillende kerkraadslede deeglik bespreek is. Die volgende voorstel van M. van der Merwe en B. J. van Staden is daarop aanvaar: „Om in elke wyk 'n vergadering te hou saam met die lede van die Boukommissie en die betrokke wyksouderling en -diaken met die oog op die insameling van fondse vir die bou van 'n nuwe kerkgebou." Die Kerkraad het hom ten doel gestel om minstens R10,000.00 by geleentheid van die eersvolgende Junie-Nagmaal in 1948 ingesamel te hê.

Op dieselfde kerkraadsvergadering is ook besluit dat 'n algemene groot basaar by geleentheid van die Nagmaal in Maart 1948 gehou sou word. 'n Basaarkommissie, om uitvoering te gee aan die besluit is benoem, bestaande uit ouderlinge P. J. Basson Msn., M. M. J. Basson en diaken L. J. Erasmus Psn. Op die kerkraadsvergadering van 9 Oktober 1948 het oudl. P. J. Basson berig dat die opbrings van die boufondsbasaar R1972.00 was en terselfdertyd die Basaarkommissie bedank vir die volgehoue ywer wat hulle aan die dag gelê het.

Op die kerkraadsvergadering van 2 April 1949 is besluit om weer 'n boufondsbasaar by geleentheid van die aanstaande Oktober Nagmaal te reël. Hierdie keer is die here M. M. J. Basson, P. H. Viljoen, P. J. Basson, G. J. P. van Staden, J. C. P. Steyn, S. P. Naude en J. Coetzee op die Bou-



Die Boukommissie.

fondsbasaarkommissie benoem, terwyl die N.H.S.V. vir die eerste keer ook amptelik by die boufondsinsamelingspoging betrek is deur die benoeming van die voorsitster, sekretaresse en drie N.H.S.V.-lede op die Kommissie. Die sukses wat met die basaar bereik is, word egter in die notules verswyg. Op 20 Januarie 1951 is 'n volgende boufondsbasaar vir April op 'n wenk van ds. Young in die vooruitsig gestel. Die verskillende boufondsbasaars was van baie groot belang uit die oogpunt van die insamelingspogings wat in die loop van die jare vanaf 1947 van stapel gestuur is.

Die Boukommissie, bestaande uit ouderlinge G. van Staden, P. J. Basson, L. J. Erasmus, P. H. Viljoen, M. M. J. Basson, diaken J. H. Nieuwoudt, br. R. J. Benade en ds. Young, as voorsitter, het vanaf sy samestelling 'n volgehoue ywer aan die dag gelê. Na die oorlye van oudl. M. M. J. Basson, is dr. W. Wilkens in sy plek as lid en onder-voorsitter benoem. Nadat die bouery 'n aanvang geneem het, is mnre. Arie van Delft, van die personeel van die N.H.W.-Bouers, A. B. van N. Herbst, Besturende Direkteur van die Krugersdorpse Weeshuis en Hoof van die N.H.W.-Bouers en Douglas Foster, bouvoorman, ook sitting verleen op die Boukommissie. Oudl. P. H. Viljoen, Sekretaris van die Boukommissie en destyds Skriba-Kassier van die Kerkraad, het vanaf Oktober 1947 telkens aan die Kerkraad verslag gedoen oor die werksaamhede van die Boukommissie en die vordering met die insamelingspogings.

In die loop van die eerste helfte van 1948 het daar 'n verskil van opinie onder die kerkraadslede na vore gekom oor die vraag wie verantwoordelik gehou moes word vir die insameling van bydraes tot die boufonds. Terwyl oudl. Basson aan die een kant van opinie wat dat die insameling by die ouderlinge tuishoort, het oudl. Fouché' beswaar gemaak teen die standpunt van oudl. Basson, en gesê „dat die ouderlinge die geestelike sy moet bearbei". Ds. Young het oudl. Fouché en diegene in die Kerkraad wat sy standpunt onderskrywe het, daarop gewys dat „om vir die Kerk te kollekteer ook geestelike werk is". Toe daar vervolgens oor die verskilpunt tot stemming oorgegaan is, het die Kerkraad met vyftien teen nege stemme besluit dat die ouderlinge die verantwoordelikheid vir die insameling van boufondsbydraes moet aanvaar.

Links: **Die Boukommissie.**

**Voorste ry,** v.l.n.r.: L. J. Erasmus, J. H. Nieuwoudt, S. E. Young (Voorsitter), P. H. Viljoen (Sekretaris) en R. J. Benade.

**Agterste ry,** v.l.n.r.: Arie van Delft (van die personeel van die N.H.W.-Bouers), W. Wilkens (wat lid en Vise-voorsitter geword het ná die oorlye van M. M. J. Basson), G. J. P. van Staden, P. J. Basson, A. B. van N. Herbst (Besturende Direkteur van die Krugersdorpse Weeshuis en Hoof van die N.H.W.-Bouers) en Douglas Foster (Bouvoorman, N.H.W.-Bouers). Oudl. P. H. (Peet) Viljoen, 'n kleinseun van komdt. Jan Viljoen, het as Skriba/Kassier van die Zeerust-gemeente en in ander hoedanighede in die veertiger en vyftiger jare voortreflike dienste aan die gemeente bewys, terwyl mev. Viljoen as orreliste en bestuurslid van die N.H.S.V. ook een van die staatmakers in die gemeente was.

In September 1948 het die boufonds reeds tot die bedrag van R8178.00 gestyg. Vir die mooi prestasie het ds. Young sy waardering betuig. Vroeg in die nuwe jaar is op versoek van die Kerkraad opnuut planne deur die Boukommissie bespreek waardeur die boufonds uitgebrei kon word.

Intussen is ook aandag gegee aan die terrein waar die nuwe kerkgebou opgerig sou word. Die Kerkraad het egter op 8 Januarie 1949 besluit dat die kwessie van die bouterrein tydens die aanstaande April-Nagmaal, wanneer prof. S. P. Engelbrecht ook teenwoordig sou wees, bepaal sou word. Op 2 April het die Kerkraad eenparig besluit dat die Boukommissie in oorleg met prof. Engelbrecht 'n verslag oor die geskikste bouterrein sou uitbring. Wat die uiteindelike verslag behels het, word nie in die notules vermeld nie. Prof Engelbrecht het egter so sterk gevoel vir die behoud van die ou kerkgebou as 'n historiese gedenkwaardigheid, dat die sloping van die ou kerkgebou en die benutting van daardie terrein vir die nuwe kerkgebou, heeltemal buite rekening gelaat sou gewees het.

Op dieselfde dag toe dr. W. Wilkens op die gemeentevergadering van 2 Julie 1950 as lid van die Boukommissie in die plek van wyle oudl. M. M. J. Basson gekies is, het diaken L. J. Ersamus in 'n kerkraadsvergadering daarop gewys dat dit tyd geword het om 'n plan vir die nuwe kerkgebou te laat teken, waartoe op voorstel van oudl. M. J. Mans en oudl. De Beer besluit is. Die Boukommissie het aandag aan die benoeming van 'n argitek gegee, en op sy aanbeveling is argitek Hendrik Vermooten van Pretoria op voorstel van oudl. M. M. J. Basson en W. Venter op 30 September 1950 eenparig as argitek benoem.

Die argitek wat benoem is, is 'n broerskind van wyle ds. Simon Vermooten, wat dertig jaar vroeër predikant van Zeerust was. Mnr. Hendrik Vermooten was aanvanklik leerling en later vennoot van die argitek en kerkboukunstenaar M. J. Geers. Argitek Geers het in die laat dertiger jare opdrag van die Kerkraad onder leiding van ds. Steenekamp gekry om 'n toring vir die ou kerkgebou te ontwerp. Dit was veral in die vyftiger jare dat die dienste van mnr. Vermooten as die ontwerper van kerkgeboue en pastorieë meer en meer in aanvraag gekom het.

In die besluit wat oor die benoeming van mnr. Hendrik Vermooten as argitek gehandel het, is ook daarop aangedring dat die argitek 'n besoek aan Zeerust moet bring met die oog op die besigtiging van die bouterrein waarop reeds vroeër besluit is. Verder is aan die argitek opdrag gegee om 'n kerkgebou te ontwerp waarin voorsiening gemaak moet word vir 650 munisipale sitplekke.

Terselfdertyd is 'n beroep op alle betrokkenes gedoen om, in die lig van die moeilike tye wat toe geheers het, yweriger werk te maak met die insameling van bydraes tot die boufonds. Onder die gemeentelede het daar 'n verskil van opinie ontstaan oor die aantal sitplekke waarvoor in die nuwe kerkgebou voorsiening gemaak behoort te word. Op 'n gemeentevergadering wat op 7 Oktober 1950 gehou is, het br. Beukes die mening



Mnr. Hendrik Vermooten, wat as argitek steeds die vertroue van die Kerkraad en gemeente geniet het en by verskillende geleenthede met opdragte belas is.

gelug dat 650 munisipale sitplekke onvoldoende sou wees en dat die gemeente later spyt sou wees dat 'n kerkgebou met net 650 sitplekke in die vyftiger jare opgerig is. Nadat brs. Frikkie van der Merwe en J. H. Snyman gepleit het vir 'n kerkgebou van 650 sitplekke, is besluit om die aangeleentheid na die Boukommissie te verwys met die versoek dat die mening van br. Beukes nietemin in oorweging geneem moet word. Na voltooiing het die kerkgebou oor meer as 660 munisipale sitplekke beskik.

Daarna het die Boukommissie 'n samespreking met argitek Vermooten in Pretoria gaan voer en het hy nie lank daarna nie, die voorlopige argitekstekeninge met 'n begeleidende, verklarende brief aan die Kerkraad gestuur. Die saak is toe op voorstel van ouderlinge G. de Beer en P. H. Viljoen na die Boukommissie verwys en terselfdertyd is op voorstel van dia. B. J. van Staden en oudl. G. de Beer besluit dat nie met die bou van die nuwe kerkgebou voortgegaan sal word nie alvorens die gemeente sy toestemming daartoe gegee het. Op die volgende dag het die Kerkraad op voorstel van oudl. G. van Staden en oudl. S. J. Seymore besluit dat die bouplanne voor die gemeente gelê moet word.

In die lig van die destyds heersende „moeilike tye" en die boufondsbedrag wat tot op daardie stadium ingesamel is, het ouderlinge J. Coetzee en Jannie Steyn op 'n vergadering van die Kerkraad wat op 24 Maart 1951 gehou is, die mening gelug dat „'n begin met bou nie gemaak kan word nie" en „hulle sien nie hul weg oop daarvoor nie." Oudl. W. L. van der Merwe was van opinie dat 'n beraming van byvoorbeeld R20,000.00 gemaak moet word voordat 'n begin met die bouery gemaak kan word. Die voorstel van oudl. P. H. Viljoen, Sekretaris van die Boukommissie, dat 'n aanvang met die bouwerk gemaak sal word sodra tweederdes van die benodigde bedrag ingesamel is, is vervolgens aanvaar. Na die voorstel van oudl. Viljoen aanvaar is het diaken Breytenbach nog 'n beroep gedoen dat die bouery nie op die lange baan geskuiwe moet word nie. 'n Voorstel dat die saak van die bou van die nuwe kerkgebou deur ds. Young aan die gemeentevergadering vir 'n beslissing gestel moet word, is uiteindelik eenparig aanvaar. Op die gemeentevergadering wat 'n week later gehou is, is die bou van die nuwe kerkgebou bespreek na aanleiding van die boufondsverslag wat in die vergadering deur oudl. Viljoen gelewer is. Aangesien dit eers bekend sou word of die boufonds tweederdes van die totale tenderbedrag bereik het nadat die tenders vir die oprigting van die nuwe kerkgebou ingekom het, het M. M. J. Basson en J. H. Snyman voorgestel dat tenders vir die oprigting van die nuwe kerkgebou gevra word om vas te stel of die boufonds tweederdes van die totale tenderbedrag bereik het. Ds. en mev. S. P. Viljoen, wat tot in 1944 predikantspaar op Zeerust was, was by geleentheid van die gemeentevergadering op 31 Maart 1951 ook teenwoordig. Mev. Viljoen is in 1953 oorlede en dit was vermoedelik haar laaste besoek aan Zeerust. Toe die kwessie van die aanvang van die kerkbou onder bespreking was het ds. Viljoen op paslike wyse die vergadering daaraan herinner hoedat hulle in sy dienstyd onder baie moeilike omstandighede 'n begin met die bou van 'n nuwe kerkgebou gemaak het.

Die maande wat op 31 Maart 1951 gevolg het, het van toe af in die teken van die bou van die nuwe kerkgebou gestaan. Die bereiking van 'n jarelange ideaal het op daardie stadium binne sig gekom en het die lidmate met nuwe geesdrif en offervaardigheid besiel. Dit was veral op die kerkraadsvergadering van 23 Junie 1951 dat die oprigting van die nuwe kerkgebou binne sig gekom het. Ds. Young het op die vergadering aan die Kerkraad meegedeel dat mnr. A. B. van N. Herbst van Krugersdorp, destyds Besturende Direkteur van die Weeshuis, tegelykertyd Hoof van die N.H.W.-Bouers, en vanaf die einde van die vyftiger jare Administrateur van die Nederduitsch Hervormde Kerk in opvolging van mnr. J. H. H. Janson, op Zeerust besoek afgelê het en dat na 'n deeglike bespreking van elke moontlike aspek van die kerkbouprojek, die Bou- en Finansiële Kommissies aanbeveel het dat die gemeente so spoedig moontlik 'n daadwerklike begin

met die oprigting van die nuwe kerkgebou moes maak. Op hierdie mededeling van ds. Young het 'n breedvoerige bespreking in die Kerkraad gevolg. Nadat verskillende sienswyses ten beste gegee is, is die aanbeveling van die Bou- en Finansiële Kommissies op voorstel van oudl. G. van Staden, G. de Beer, Oosthuizen en Hall eenparig aanvaar.

'n Boukontrak in konsepvorm wat intussen opgestel is, is op 30 Junie 1951 deur ds. Young voor die gemeentevergadering gelê. Hy het voorts ook meegedeel dat die Boukommissie by die Kerkraad 'n aanbeveling gedoen het dat daar onverwyld met die bouery 'n begin gemaak moet word. Oudl. P. J. Basson het ook by die aanwesige gemeentelede gepleit dat daar dadelik met die bouery 'n aanvang gemaak moet word. Hy het vertel dat hyself, oudl. Coetzee en diaken Erasmus die werk van die N.H.W.-Bouers waarmee die firma op daardie stadium by Thabazimbi besig was, gaan besigtig het. Die indruk wat hulle van die werk gekry het, was gunstig en daarom huiwer hy nie om die betrokke boukontrakteursfirma sterk aan te beveel nie. Oudl. Coetzee, wat aanvanklik teen die onmiddellike aanvang van die bouwerksaamhede gekant was, het in die gemeentevergadering gesê dat hy intussen lig gekry het en „deur geloof sien hy die weg nou oop.'' „Laat ons'', het hy voortgegaan, „deur die geloof en vaste vertroue op God voortgaan en God sal voorsien.'' Uiteindelik het M. M. J. Basson,R. Joubert, en ander lidmate voorgestel dat met die oog op voortdurende prysstygings en in die lig van die eenparige aanbeveling deur die Kerkraad, daar dadelik met die bouery 'n aanvang gemaak word. Dié voorstel is sonder verdere bespreking deur die gemeentevergadering aanvaar.

Die kontrak met die N.H.W.-Bouers is op 22 September 1951 — 'n jaar nadat die argitek benoem is — aan die Kerkraad voorgelees, verduidelik en toe deur oudl. P. H. Viljoen en diaken L. J. Erasmus namens die Kerkraad onderteken. Met die oog op verwagte prysstygings sou die vensters, staalkappe, ruitglas, lei vir die dak, kerkbanke en die orrel sonder versuim bestel word. In die gemeentevergadering van 29 September het ds. Young aangekondig dat die kontrak met die N.H.W.-Bouers reeds onderteken is en dat die verwagting bestaan dat die nuwe kerkgebou teen die einde van Oktober of in die begin van November 1952 ingewy sou kon word.

Die goeie gees wat op daardie stadium onder die lidmate geheers het, word duidelik wanneer dit blyk dat elke kerkraadswyk R20.00 of meer bygedra het vir die sand wat vir die bouwerk benodig was. Br. Ludick sou die sand aankarwei teen R3.00 per vrag mits die Kerkraad naturelle vir dié doel sou voorsien. Op een stadium was dit oorweeg om die sand van die plaas Doornrivier te kry.



Die sierlike en doelmatige nuwe kerkgebou wat op 8 November 1952 ingewy is en die honderd jaar-oue eerste kerkgebou van die Zeerust-gemeente vervang het.

Op voorstel van oudl. Jannie Steyn en oudl. P. H. Viljoen het die Kerkraad op 19 Januarie 1952 besluit dat die hoeksteenlegging op 10 Mei 1952 sou plaasvind. Die redevoering by geleentheid van die hoeksteenlegging is gehou deur prof. dr. H. P. Wolmarans, een van die vroeëre predikante van die gemeente. Die plegtige optog wat vanaf die ou kerkgebou beweeg het, is deur dr. W. Wilkens, Ondervoorsitter van die Boukommissie, verwelkom waarna ds. Young die hoeksteenlegging waargeneem het met die silwer troffel wat die argitek aan hom vir die geleentheid geskenk het. Daarna het verskillende predikante en hoogwaardigheidsbekleërs hul gelukwensinge oorgebring. Die verrigtinge is op 'n film vasgelê. Oudl. W. L. van der Merwe het 'n kis gemaak waarin die geldelike bydraes by geleentheid van die hoeksteenleggingsplegtigheid geplaas is.



Ds. Young besig om die hoeksteen te lê, 10 Mei 1952.

Kort vantevore het die Van Riebeeckfees-poskoets Zeerust aangedoen. Die poskoetsspore wat by die geleentheid in beton vasgelê is, sou mettertyd voor die kerkgebou geplaas word.

Intussen het die werk sonder noemenswaardige oponthoud gevorder. Op 2 Augustus 1952 het ds. Young aan die Kerkraad verslag gedoen dat hy dieselfde oggend 'n samespreking met mnre. Vermooten en Herbst gehou het; dat die werk fluks vorder en dat die inwyding van die nuwe kerkgebou waarskynlik in die tweede naweek in November 1952 sou kon plaasvind.

In die loop van Oktober het daar 'n probleem opgeduik oor die soort kerkbanke wat gelewer sou word. Volgens die Kerkraad het dit nie ooreengestem nie met die monsterbank wat vroeër aan die Kerkraad getoon is. Ten einde tot 'n bevredigende reëling te kom, het die Kerkraad 'n deputasie, bestaande uit ds. Young, oudl. P. J. Basson, Jan H. Snyman en L.J. Erasmus opdrag gegee om die argitek te gaan spreek. Aangesien die Kerkraad ontevrede was met die banke wat gelewer sou word, sou aangedring

word op die lewering van banke in ooreenstemming met die monsterbank wat oorspronklik aan die Boukommissie vertoon is. Vooraf is egter besluit dat 'n kompromie onder sekere omstandighede bereik kon word ten einde die kerkinwyding, waarvan die datum reeds bepaal was, nie te vertraag of in die wiele te ry nie. Aangesien die argitek siek was, kon die benoemde deputasie hom in Pretoria in die loop van Oktober nie spreek nie. Later het mnre. Vermooten, Herbst en Hoogendyk egter in Zeerust opgedaag. Aangesien die argitek oortuig daarvan was dat die tipe kerkbank wat gelewer is, die sterkste en beste is, sou die kerkbanke in ontvangs geneem word, maar is daar ooreengekom dat die betrokke firma van Hoogendyk in elk geval die kopstukke sou vervang.

Vir die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust was dit 'n belangrike mylpaal in sy geskiedenis toe die sierlike nuwe kerkgebou op 8 November 1952 ingewy kon word. Dit was die verwesenliking van 'n jarelange ideaal. Die heugelike gebeurtenis is op 'n feestelike wyse op die kerkplein gevier. Di. S. Vermooten, P. J. J. Venter, C. S. van H. Steenekamp, S. P.Viljoen en prof. H. P. Wolmarans, almal vroeëre predikante van die gemeente, was teenwoordig en het ook hulp verleen met die verskillende eredienste wat in die loop van die naweek gehou is. Afgesien van ds. Venter, wat die treffende afskeidsdiens in die ou kerkgebou gelei het, was die volgende gemeenteseuns wat predikante in die Hervormde Kerk geword het, ook teenwoordig, nl. di. B. J. van Staden, S. J. Prins en J. J. Engelbrecht. Daarbenewens het 'n aantal predikante van die Ring van Zeerust ook die verrigtinge bygewoon.

Waardering is betuig aan die N.H.W.-Bouers vir hul goeie en deeglike werk en flinke organisasie. Naas mnre. Van Delft en Herbst is daar ook met besondere waardering melding gemaak van die werk van mnre. Fanie Vorster en Douglas Foster, die bou-opsigter. Die bouery, in samewerking met die argitek, het só vlot verloop dat die ruim kerkgebou, wat voorsiening gemaak het vir meer as 660 munisipale sitplekke, teen 'n bedrag van R33,800.00 opgerig is. Tesame met die orrel, ameublement en ander toebehore het die totale uitgawe R53,800.00 beloop.

Die Kerkraad het besondere waardering gehad vir die aangename samewerking wat die Boukommissie in die besonder van die bou-opsigter, mnr. Douglas Foster, ontvang het. Op 'n wenk van ds. Young is besluit dat 'n donasie van R30.00 as 'n blyk van waardering aan mnr. Foster deur oudl. W. L. van der Merwe oorhandig sou word. Dit het gebeur by geleentheid van 'n klein funksie wat vir al die werksmense by die pastorie gereël is.

Dit is opmerklik dat die koms van ds. Young na Zeerust 'n groot stoot gegee het aan die jarelange ideaal om 'n nuwe kerkgebou op Zeerust opgerig te kry. Dit was veral tydens die voorbereidende werksaamhede dat ds. Young hom op 'n onvermoeide wyse in belang van die kerkbouprojek beywer het. Die Kerkraad, Boukommissie, Finansiële Kommissie,



Mnr. A. B. van N. Herbst, destydse Hoof van die Nederduitsche Hervormde Weeshuis op Krugersdorp en in beheer van die N.H.W.-Bouers. Sy jarelange skoliing en ervaring in diens van 'n wêreldbekende mynmaatskappy, het hom die logiese opvolger van mnr. J. H. H. Janson as Administrateur gemaak. Op 1 Maart 1956 het hy Administrateur van die Nederduitsch Hervormde Kerk geword en sou hy in hierdie hoedanigheid dikwels aandag gee aan aangeleenthede van die Zeerust-gemeente. Sy voorgangers, adv. Gawie Wolmarans en mnre. Roorda en Janson, was ook dikwels in briefwisseling met die Kerkraad, terwyl adv. Wolmarans hom op 'n latere stadium op Zeerust as prokureur gaan vestig en vir 'n paar jaar (1914-1916) as ouderling gedien het.

N.H.S.V. en die gewone lidmate het vanuit die staanspoor hul heelhartige samewerking verleen en so het dit vir vyf jaar lank voortgegaan totdat die nuwe kerkgebou onder voormanskap van mnr. Douglas Foster opgerig is, en ook daarna toe die balans van die bouskuld afbetaal moes word. Dit was 'n besondere prestasie toe die bedrag van meer as R53,000.00, wat benodig was vir die oprigting van die kerkgebou en die aankoop van die orrel, kerkmeubels en ander noodsaaklike toebehore, reeds voor die nagmaalsviering in Mei 1958 afbetaal was.

Die susters van die gemeente onder die besielende leiding van mev. Young en die ander bestuurslede van die N.H.S.V., het nie alleen 'n groot bedrag geld ingesamel waarmee die nuwe orrel aangekoop kon word nie maar daarbenewens ook 'n paar duisend Rand in die boufonds gestort.

Die inwyding van die nuwe kerkgebou, was 'n belangrike mylpaal in die kleurvolle geskiedenis van die Zeerust-gemeente. Ds. Young, die Kerkraad en die Boukommissie, asook die N.H.S.V. het nie alleen oor 'n tydperk van meer as tien jaar groot en volgehoue ywer aan die dag gelê nie, maar ook besielende leiding aan die gemeentelede gegee. Mettertyd het die ywer en inspanning gelei tot 'n pragtige hoogtepunt in die veelbewoë geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust.

Die nuwe kerkgebou sal in die jare wat voorlê nie net op Zeerust staan as 'n getuienis en teken van die geloofsmoed en liefde vir hul Kerk wat die Hervormde gemeentelede in die veertiger en vyftiger jare van hierdie eeu aan die dag gelê het nie, maar ook as 'n monument vir ds. Young, die Kerkraad, die Boukommissie en die N.H.S.V.

Na die inwyding van die nuwe kerkgebou op 8 November 1952, het die Kerkraad voortgegaan om die ontbrekende bedrag van die bouskuld in te samel. 'n Nuwe Boufondskommissie is op 1 Oktober 1953 saamgestel, bestaande uit oudl. F. A. Jacobs, F. van Vuuren, dia. L. J. Erasmus, brs. P. Erasmus, J. Beukes en Gert du Plessis. Die nuwe Kommissie het besluit om pogings aan te wend om tenminste R10,000.00 in die loop van 1954 in te samel. Op 10 Oktober 1953 was daar 'n bedrag van R23,650.00 verskuldig op die totale boukoste.

In uitvoering van 'n besluit van die gemeentevergadering van 30 April 1955 is 'n boufondskollekte van stapel gestuur. Die verskillende wyke is deur die betrokke kerkraadslede stelselmatig deurgegaan en die verwagting was dat R6,000.00 in die loop van 1955 op die bouskuld afbetaal sou kon word. In die loop van 1956 het die boufondsskuld nog steeds die volgehoue aandag van die Kerkraad en die Boufondskommissie ontvang. Deur middel van basaars, kollektes en skenkings is 'n daadwerklike poging aangewend om die oorblywende skuld te delg. In 1956 sou ds. Young self ook bydraes vir die boufonds vra wanneer hy in die verskillende wyke met huisbesoek besig is.. In 1957 was daar nogeens 'n goeie reaksie op daardie jaar se insamelingspoging. Ds. Young sou ook weer 'n keer self vir die boufonds kollekteer. Op die gemeentevergadering van 4 Mei 1957 is berig dat van die totale boufondsskuld van R52,000.00 tesame met 'n paar duisend Rand rente wat intussen bygekom het, daar op daardie stadium nog net ongeveer R4,000.00 verskuldig was. Daar is gehoop dat dié verskuldigde bedrag voor die einde van 1957 gedelg sou word. Teen die einde van die gemeentevergadering het ds. Young die hoop uitgespreek dat hy by geleentheid van die Nagmaal in Mei 1958 sal kan aankondig dat die „kerkgebou uiteindelik klaar betaal is!" 'n Môremark wat op 9 November 1957 gehou is, het ook 'n mooi opbrengs getoon.

Op die gemeentevergadering in Augustus 1958 het ds. Young aangekondig dat die kerkboulening op daardie stadium afbetaal is. Aangesien daar op die ander gemeentelike eiendomme nog skuld gerus het, sou die kollekte vir die boufonds nog voortgaan.

**Die kerkgronde.**

Die kerkgronde het in die loop van die jare die nodige aandag van die Kerkraad gekry. Na die totstandkoming van die nuwe kerkgebou, was daar algaande verskillende kerkraadsbesluite wat oor die kerkgronde gehandel het. Nadat daar in Augustus 1953 deur die Kerkraad opdrag gegee is dat die kerkgronde deeglik toegemaak moet word, is in Januarie van die volgende jaar op 'n vergadering van die Kerkraad bekend gemaak dat die

omheining voltooi is. In 1968 het die Terreinkommissie, wat in 1967 in die lewe geroep is, aandag aan 'n nuwe omheining geskenk. In Augustus 1968 het die Kerkraad die Terreinkommissie bedank vir die mooi stuk werk wat hulle van die omheining gemaak het. Twee maande daarna het oudl. P. D. van der Merwe in 'n kerkraadsvergadering bekend gemaak dat mnr. J. J. Niemand 'n muur tussen die kerkgebou en sy gebou sou oprig en dat hy verder 'n muur van agtien duim tot teen Coetzeestraat met diamantdraad daar bo-op sal bou. Vir die aandeel wat oudl. P. D. van der Merwe in dié aangeleentheid gehad het, het oudl. P. C. Grobler 'n mosie van dank en waardering voorgestel.

Op 'n kerkraadsvergadering van 14 Januarie 1950 het diaken J. Roos gevra of daar nie bome op die nuwe kerkplein, wat in 1949 in oorleg met prof. Engelbrecht vasgestel is, aangeplant kan word nie. Die kwessie van boomaanplanting is egter deur die Kerkraad na die Boukommissie verwys. Sewe jaar later is die saak weer 'n keer op 'n kerkraadsvergadering aangeroer en bespreek. Hierdie keer is die saak na die Finansiële Kommissie verwys. In die kerkraadsvergadering van 3 Augustus 1957 het die kwessie van boomaanplanting op die kerkplein opnuut aandag gekry en is daar R40.00 bewillig vir die aanlê van waterpype. Toe diaken D. R. Steyn op 'n vergadering van die Kerkraad op 3 November 1962 gevra het of dit nie moontlik is dat sierbome op die kerkplein aangeplant kan word nie, is aan hom meegedeel dat dit reeds gedoen word. In Mei 1967 is in die Kerkraad verslag gelewer van die werksaamhede van die Terreinkommissie en is, onder andere, berig dat 'n aantal boompies ,wat deur mev. M. M. Young en mej. O. Niehaus geskenk is, op die kerkplein aangeplant is.

In die loop van die jare het daar behoefte ontstaan aan 'n kommissie wat uitsluitlik verantwoordelik sou wees vir die onderhoud en versorging van die kerkgronde. Op aanbeveling van die Finansiële Kommissie is daar op 'n kerkraadsvergadering op 11 Februarie 1967 waartydens die N.H.S.V.-bestuurslede ook oudergewoonte aanwesig was, 'n Terreinkommissie in die lewe geroep met die volgende persone as lede daarvan: Mevv. R. Grobler, Scheffer, A. C. Coertze, M. M. Young, Voorsitster van die N.H.S.V., drie ouderlinge, twee gewone gemeentelede, ds. Young en die Skriba in sy amptelike hoedanigheid. Die Terreinkommissie het daarna met ywer aan die werk gespring en 'n merkbare verandering aan die kerkplein teweeggebring. Op die kerkraadsvergadering van 13 Mei 1967 het oudl. J. C. Coetzee, Voorsitter van die Terreinkommissie, verslag gelewer van die werk wat deur sy Kommissie tot op daardie tydstip verrig is. Onder andere het hy verwys na die boompies wat mev. Young en mej. Niehaus vir aanplanting op die kerkplein geskenk het; die grassnyer wat aangekoop is; die insameling van 'n bedrag van ongeveer R50.00 deur mev. R. Grobler met behulp van die Skooljeugvereniging en bestem vir die opknapping van die kerkgronde. Oudl. Coetzee het verder in die vooruitsig gestel dat gras op 'n sekere deel van die kerkplein aangeplant, en leiklip elders rondom die kerkgebou gelê sou word. Dank is betuig teenoor diaken P. J.



**Die Terreinkomitee, 1970.**

**Voor,** v.l.n.r.: Ouderlinge R. A. Swart, J. C. Coetzee (Voorsitter), N. J. J. Ludick, T. F. Coertze (Skriba) en A. C. van der Merwe.
**Agter,** v.l.n.r.: Mevv. M. Coetzee en A. C. Coertze (Sekretaresse).

van Wyk wat leiklip voorsien het. Fondse en hulp het egter kortgekom en op 'n gemeentevergadering kort daarna het oudl. Coetzee 'n beroep vir meer fondse en hulp gedoen. In Oktober 1967, Februarie en Augustus 1968 het ds. Young by verskillende geleenthede die Terreinkommissie bedank vir die mooi werk wat hulle algaande gedoen het, veral ten opsigte van die lê van leiklip voor die kerkgebou en hek; die mooi stuk werk wat hulle in verband met die omheining van die kerkplein tot stand gebring het, en die muur wat aan die westekant van die kerkgebou opgerig is.

Nadat oudl. P. C. Grobler in Oktober 1960 'n versoek aan die N.H.S.V.-bestuur gerig het vir finansiële hulp met die oog op die oprigting van 'n waterpomp — nadat vroeër in die jaar deur oudl. Basson berig is dat br. L. van Niekerk 'n waterpomp aan die Kerkraad belowe het — is in Februarie van die volgende jaar berig dat die waterpomp reeds opgerig is. Op die kerkraadsvergadering van 2 Februarie 1957 is aangekondig dat br. G. du Plessis 'n boorgat van 113 vt., wat 720 gelling water per uur gelewer het, op die kerkgronde aangebring het. Later het geblyk dat sy broer, Louw du Plessis, ook betrokke was by die skenking waarvoor die Kerkraad sy besondere dank uitgespreek het. Vroeg in 1969 is 'n nuwe, goeie grassnyer aangekoop vir gebruik op die kerk- en pastoriegronde.

Uit die besluite wat algaande oor die kwessie van die onderhoud en versorging van die kerkgeboue deur die Kerkraads- en gemeentevergaderings geneem is, blyk duidelik dat die Kerkraad sowel as die gemeentelede gesteld was, en nog steeds is, dat die kerkgronde aan die hoofstraat van Zeerust 'n netjiese en goedversorgde indruk op kerkgangers en besoekers moet maak.

**Kerkameublement.**

Op die kerkraadsvergadering van 1 Augustus 1954 het oudl. P. J. Basson aangekondig dat oudl. Frans Jacobs te kenne gegee het dat hy die preekstoel van die nuwe kerkgebou wil skenk. Vir dié pragtige gebaar het oudl. Basson hom op 'n paslike wyse bedank, terwyl ds. Young ook 'n woord van besondere dank namens die Kerkraad en die gemeentevergadering tot oudl. Jacobs gerig het.

'n Week voordat die nuwe kerkgebou ingewy sou word, het diakens H. G. van der Merwe en J. H. Nieuwoudt voorgestel dat die sitplekke vir kerkraadsvroue in die nuwe kerkgebou afgeskaf moet word. Ouderlinge M. Mans en Jacobs het egter met 'n teenvoorstel gekom dat die ou gebruik van vorige jare gehandhaaf word en dat die kerkraadsvroue weer hul banke moet kry. Daar is toe besluit dat die voorstel op 'n latere tydstip — nadat die kerkraadslede hul vrouens oor die voorstel geraadpleeg het — tot stemming gebring sal word.

'n Versoek van oudl. G. van Staden dat 'n liggie by die voorlesersbank aangebring word, is in Januarie 1954 na die Finansiële Kommissie verwys; die kerkhorlosie is in Aug. 1956 onder die sorg van dia. Pelzer gestel; sy navraag oor 'n tydhorlosie is in Oktober 1958 na die Finansiële Kommissie verwys en in die begin van 1960 is 'n elektriese waaier in die preekstoel aangebring op koste van oudl. Fourie.

In April 1962 het br. Van Eck namens sy gesin 'n ruim bydrae gemaak vir die installering van 'n lugreëlingsapparaat. Nadat dia. D. R. Steyn die Kerkraad in Februarie 1963 versoek het dat 'n plaatjie aan die nagmaalstafels aangebring word met vermelding van die feit dat dit geskenk is deur oudl. L. J. Erasmus sr., en daarna weer 'n keer in November 1965, het die Skriba opdrag ontvang om die ontbrekende plaatjie te laat aanbring. In die geval van ander skenkings, is die name van skenkers oudergewoonte aangebring. Die versuim is metteryd reggestel. Die Tien Gebooie met glas bedek, en bestem vir die voorleserskateder, is in Februarie deur oudl. Coertze as 'n skenking belowe. Op 'n kerkraadsvergadering wat op 13 April 1947 gehou is, het ouderlinge M. M. J. Basson en J. G. Steyn voorgestel dat twee gehoorbuise vir installering in die ou kerkgebou aangekoop word. In Oktober 1947 is die saak weer 'n keer bespreek en toe op voorstel van R. C. Joubert en L. J. Erasmus besluit om die aankoop van die gehoorbuise tot 1948 te laat oorstaan.

In April 1964 is op die kerkraadsvergadering besluit dat dia. Pelzer moet rapporteer oor die aanbring van 'n luidspreker en 'n lig op die preekstoel. Toe hy verslag gelewer het en die pryse wat vir die werk gekwoteer

is, aan die Kerkraad genoem het, het hy opdrag gekry om dit te laat installeer. In Augustus 1964 was die luidspreker reeds geïnstalleer. Die luidspreker was 'n geskenk van oudl. J. G. van Wyk en br. H. Cilliers.

In al die gevalle waar skenkings van watter aard ook al aan die Kerkraad deur lidmate gemaak is en waar opdragte deur die lede van die Kerkraad uitgevoer is, het ds. Young telkens die hartlike dank van die Kerkraad en gemeentevergadering aan die betrokke begunstigers en uitvoerders van opdragte uitgespreek.

Dit was in die loop van die jare opmerklik hoedat die Kerkraad aan die een kant aandag moes skenk aan groot sake soos die bou van 'n nuwe kerkgebou, maar aan die ander kant ook telkens aan 'n groot verskeidenheid van minder belangrike sake aandag gee, soos byvoorbeeld in Augustus 1968 toe dit onder die aandag van die Kerkraad gebring is dat die tafeldoeke wat op die nagmaalstafels gebruik word, baie gekrimp het. Toe is daar besluit dat „ds. Young die saak met die susters sou opneem"!

**Kerkkantoormeubels en apparaat.**

In Julie 1947 het ds. Young aan die Kerkraad berig dat hy 'n afrolmasjien aangekoop het. Na sy verduideliking vir die rede van aankoop — blykbaar met die oog op die uitgee van die gemeentelike Kwartaalblad — het die Kerkraad die aankoop daarvan goedgekeur. 'n Jaar daarna het die Skriba toestemming van die Kerkraad ontvang om 'n tikmasjien teen 'n bedrag van R58.00 aan te koop; in Februarie 1968 is die aankoop van 'n optelmasjien vir gebruik deur die kassier goedgekeur en 'n paar maande later goedkeuring verleen vir die aankoop van 'n kabinet vir die Skriba van Registrasie. In Februarie 1968, nadat die afrolmasjien wat ds. Young in 1948 aangekoop het intussen baie verouderd geraak het en nie meer aan die vereistes beantwoord het nie, is besluit dat die aankoop van 'n nuwe afrolmasjien vir later moes oorstaan.

**Die nuwe kerkorrel.**

Die kwessie van die aankoop van 'n nuwe kerkorrel vir gebruik in die ou kerkgebou het reeds voor die koms van ds. Young die aandag van die Kerkraad en vorige predikante ontvang. As gevolg van die heersende oorlogstoestande is die aflewering van 'n nuwe klein orrel vertraag en het die destydse bestelling van 'n orrel en die aflewering daarvan na die beëindiging van die oorlog, 'n ernstige probleem veroorsaak. Na aanleiding van 'n brief van Muller die Kaapstadse firma, wat op 20 Desember 1946 voor die Kerkraad gedien het, is besluit om die saak tot 'n volgende geementevergadering uit te stel.

Toe die saak van die orrelfonds daarna op die gemeentevergadering van 12 April 1947 bespreek is, is ds. Young, oudl. M. M. J. Basson en dia. Erasmus op die Orrelfondskommissie benoem. Op 'n kerkraadsvergadering van 13 April, waar die orrelsaak weer 'n keer bespreek is, het dit geblyk dat L. van Niekerk vantevore ook op die betrokke kommissie gedien het.

Op 'n kerkraadsvergadering van 11 Oktober 1947 het 'n brief van die N.H.S.V. voor die vergadering gedien waarin die susters gevra het om

die orrelfonds wat op daardie stadium bestaan het, oor te neem. In so 'n geval sou hulle fondse insamel vir die aankoop van 'n groot, nuwe orrel. Die vriendelike en verrassende voorstel is toe na bespreking na die Orrelfondskommissie verwys vir sy kommentaar en aanbevelings. Terselfdertyd is 'n brief wat intussen van die firma Muller ontvang is, ook na die Orrelfondskommissie verwys.

Die Orrelfondskommissie het onmiddellik aandag geskenk aan die aanbod van die N.H.S.V. en die jongste brief van die firma Muller. Die volgende dag, 12 Oktober, is die volgende aanbevelings van die Orrelfondskommissie aan die Kerkraad bekend gemaak: (1) Die R800.00 wat die orrelfonds bedra het, moet in die bank gedeponeer word op naam van Die Orrelfonds van die Nederduitsch Hervormde Kerk; (2) Die versoek van die N.H.S.V. om die orrelfonds oor te neem, word met dank aangeneem, met dien verstande dat alle gelde wat deur die N.H.S.V. vir dié doel ingesamel sou word, op die rekening van die orrelfonds gedeponeer sou word totdat die fonds voldoende sou wees om 'n groot orrel te koop; (3) Voorts sou aan die firma Muller berig word dat die orrel van R850.00, wat deur hom aangebied is, nie gekoop sal word nie, dat die Kerkraad besig is om fondse in te samel vir die bou van 'n nuwe kerkgebou en dat daarna 'n groot orrel bestel sou word.

Intussen het die Orrelfondskommissie, met die oog op die oorname van die orrelfonds deur die N.H.S.V. en die insameling deur die susters vir die doeleindes van die fonds, vanaf September sy werksaamhede voorlopig opgeskort tot tyd en wyl hy een of ander noodsaaklike funksie moet vervul. Eers in April 1951 het die Orrelfondskommissie weer 'n keer in funksie getree toe hy deur die N.H.S.V. oor die steeds stygende orrelpryse geraadpleeg is.

Die N.H.S.V. het verskillende metodes aangewend om fondse vir die orrelfonds in te samel, waarvan die reëliing van basaars egter die mees geslaagde metode was, ofskoon baie deeglike organisasie en harde werk daarmee gepaard gegaan het. In Maart 1950 het die Kerkraad op versoek van die N.H.S.V. toestemming verleen tot die hou van 'n basaar tydens die aanstaande Oktober-Nagmaal, met volle ondersteuning van die Kerkraad. Op voorstel van die Skriba, oudl. P. H. Viljoen sou 'n Basaarkommissie deur die susters saamgestel word, terwyl die diakens aktiewe hulp sou verleen met die hantering van kollektelyste. In hierdie verband het mev. Young 'n aktiewe en leidende aandeel geneem, getrou ondersteun deur die Bestuur van die N.H.S.V. en 'n aantal van die gewone lede. Na die sukses met die basaar in Oktober 1950, is 'n tweede een gereël vir 7 en 8 November 1952 by geleentheid van die inwyding van die nuwe kerkgebou en die orrel. Die boufonds sou egter ook deur die opbrings van die basaar gebaat word.

Bo en behalwe hul normale jaarlikse geldelike verpligtings ten opsigte van welsynswerk in die gemeente en ten opsigte van die Hoofbestuur, het die N.H.S.V. die bedrag van ongeveer R5,600.00 vir die pragtige nuwe orrel ingesamel en boonop nog bykans R4,000.00 in die boufonds gestort.

In die lig van die steeds stygende pryse van orrels, wat in die begin van die vyftiger jare kommer by die N.H.S.V. veroorsaak het, het die susters in April 1951 aan die Kerkraad te kenne gegee dat hulle gewillig was om die nuwe orrel te bestel indien daar so 'n opdrag van die Kerkraad sou kom. Die Kerkraad het vervolgens besluit dat die Orrelfondskommissie — waarvan een van sy lede, M. M. J. Basson in 1950 oorlede is — die N.H.S.V., mev. Greyling en oudl. P. H. Viljoen, die Skriba, in die saak moet handel. In September 1951 het die Kerkraad daarvan kennis geneem dat die kommissie wat oor die saak moes handel, besluit het dat 'n orrel van die firma Cooper, Gill en Tompkins bestel moet word. Op die gemeentevergadering van 29 September waarop ds. Young aangekondig het dat die kontrak vir die bou van die nuwe kerkgebou reeds onderteken is en dat die nuwe kerkgebou hopelik in November 1952 ingewy sou kon word, het hy ook bekend gemaak dat 'n orrel, met die oog op voortdurende prysstygings, reeds bestel is. Ook aan die Kerkraad het hy in Januarie 1952 berig dat die orrel reeds bestel is.

Op 1 November 1952 is die Kerkraad meegedeel dat die N.H.S.V. op daardie stadium, 'n week voor die inwyding van die nuwe kerkgebou, nog net R430.00 op die koopprys van die orrel kortgekom het. Dit was 'n heuglike tyding en vir die N.H.S.V. se jarelange, harde en opofferende liefdesdiens in hierdie verband, het ds. Young die susters namens die Kerkraad hartlik bedank.

Reeds in Augustus 1952 het ds. Young aan die Kerkraad bekend gemaak dat ds. D. F. Erasmus van Ventersdorp gevra is om die inwydingsrede in November 1952 te hou en dat mev. Erasmus terselfdertyd gevra is om verantwoordelik te wees vir die orrelinwyding by dieselfde geleentheid, waartydens 'n silwerkollekte opgeneem sou word ter stywing van die orrelfonds.

**Orreluitvoerings.**

In April 1954 het die Kerkraad kennis geneem van 'n orreluitvoering wat deur mnr. W. Mathlener gegee sou word en waarna die lidmate van die susterkerke ook uitgenooi sou word. 'n Tweede orreluitvoering het op Donderdagaand, 1 September 1955 in die kerkgebou plaasgevind, gereël deur die Kerkmusiekskool met samewerking en steun van die Departement van Onderwys.

**Die orreliste en die gebruik van die kerkorrel.**

Aanvanklik het mev. S. J. Viljoen, eggenote van oudl. P. H. Viljoen, tot 31 Mei 1956 as orreliste opgetree. Teen die einde van daardie jaar is sy opgevolg deur mev. M. A. Greyling, wat destyds na 'n advertensie vir 'n orrelis, saam met mev. Benade aansoek vir die orrelpos gedoen het.

Vandat mev. R. J. S. Benade in April 1953 aansoek gedoen het om die nuwe kerkorrel vir oefendoeleindes te gebruik — wat op daardie stadium deur die Kerkraad geweier is — het haar naam daarna telkens in die notules opgeduik wanneer dit gegaan het oor die beskikbaarstelling van die kerkorrel vir oefendoeleindes vir haarself en op verskillende latere

geleenthede vir orrelleerlinge van die Kerkmusiekskool en van haarself; oor die bespeling van die orrel by sekere geleenthede; oor die bespeling van die orrel as 'n tydelike en voorlopige reëling; of wanneer sy betrokke was by aansoeke vir die orrelpos en 'n geskil met die Kerkraad gehad het oor vergoeding en diensvoorwaardes. Mev. Benade se betrokkenheid by die beskikbaarheid en gebruik van die orrel het soms gepaard gegaan met 'n mate van onaangenaamheid en spanning. Op 'n keer in 1956 het mnr. Mathlener in die gedrang gekom nadat hy reëlings getref het dat mev. Benade op die orrel van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente Zeerust kon oefen. Oor hierdie kwessie is daar destyds selfs met die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gekorrespondeer.

Nadat sy in Augustus 1958 haar finale orreleksamen afgelê het, is daar algaande van haar dienste as orreliste gebruik gemaak en het sy as orreliste tot in 1968 opgetree. In die begin van 1968 het sy as orreliste bedank sodat 'n deputasie bestaande uit ds. Young en ouderlinge P. D. v. d. Merwe, P. C. Grobler en T. F. Coertze haar oor haar beweegredes vir haar bedanking gaan spreek het. Sy het egter nie gelukkig gevoel oor haar salaris en diensvoorwaardes nie en bygevolg haar dienste as orreliste in Oktober 1968 finaal beëindig.

Ten tye van die ongesteldheid van die orreliste in die laaste gedeelte van 1967, het mej. Rina Coertze by twee geleenthede as orreliste in die plek van mev. Benade waargeneem.

Na die uittrede van mev. Benade as orreliste, is reëlings deur die Kerkraad getref dat haar plek deur mev. J. Bornman geneem sou word. 'n Brief van dank en waardering vir haar jarelange dienste is terselfdertyd deur die Skriba in opdrag van die Kerkraad op 26 Oktober 1968 aan mev. Benade geskrywe. Die betrokkenheid van mev. Benade by die gebruik en bespeling van die orrel deur haarself en ander vanaf 1953 tot 1968 het bewerkstellig dat die Kerkraad en Finansiële Kommissie by verskillende geleenthede in 'n situasie geplaas is waar hul moes besin en besluite neem oor die beskikbaarstelling en benutting van die orrel, nie net vir die primêre gebruik in belang van die eredienste en ander kerkgeleenthede nie, maar ook in belang van die onderrig in orrelspel aan die kinders van die eie gemeente. Dit was veral in laasgenoemde verband dat die Raad vir Kerkmusiek hom in die aangeleentheid geïnteresseer en vertoë aan die Kerkraad gerig het. Algaande is probleme oor die gebruik van die orrel, wat vir die eerste keer opgeduik het, onder oë gesien en pogings aangewend om 'n bevredigende oplossing te verkry. In die eredienste en by ander kerklike en openbare geleenthede het die orrel egter deur die jare 'n belangrike funksie vervul.

**Die ou orreltjie.**

In 1953 het die Kerkraad reëlings getref dat die „ou orreltjie" bewaar word. In 1954, en toe weer 'n keer die volgende jaar, is toestemming aan oudl. Fouché gegee dat hy die orreltjie by geleentheid van Geloftefees mag gebruik.

**Die pastorië.**

Benewens die oprigting en instandhouding van die nuwe kerkgebou, die verbetering en versorging van die kerkgronde, die verkryging en onderhouding van kerkameublement, kantoormeubels en tuingereedskap, het die Kerkraad en Finansiële Kommissie in die loop van die jare ook baie tyd en aandag bestee aan die verskillende pastorieë en ander gemeentelike eiendomme.

**Die „ou pastorie".**

In November 1946 het die Kerkraad besluit om die „ou pastorie" nie meer te verkoop nie en is dit daarna nog verhuur aan staatsdepartemente. Vanaf Januarie 1950 sou die Publieke Werke Departement die gebou voortaan net op 'n driemaandelikse basis huur. Nadat die gebou in 1950 opgeknap is, is dit teen 'n hoër huurprys aan die Dept. van Naturellesake verhuur. Toe die Kantoor van die Naturellekommissaris in Augustus 1956 in aanbou was, het die Kerkraad besluit om die „ou pastorie" te verkoop. Nadat die huur van die gebou 'n jaar later opgesê is, is dit aanvanklik vir 'n minimum bedrag van R3,500.00 te koop aangebied. Die verkoopprys is in April 1958 deur die Finansiële Kommissie na R3,000.00 verminder. Eers op 25 Oktober 1958 het die Kerkraad daarvan kennis geneem dat die „ou pastorie" verkoop is.

**Die eerste pastorie van ds. Young.**

Met die oog op die aanstaande huwelik van ds. Young in Desember 1947, het die Finansiële Kommissie in Oktober opdrag van die Kerkraad gekry om die pastorie wat deur die pastoriegesin bewoon sou word, skoon te maak en op te knap. Vroeg in Januarie is aan die Kerkraad verslag gedoen dat die pastorie van ds. Young skoongemaak en opgeknap is teen 'n bedrag van R370.00.

Nadat ouderlinge M. van der Merwe, P. H. Viljoen, P. J. Basson, L. J. Erasmus, Jan H. Snyman en M. J. Mans hulle in die begin van 1948 beywer het vir die voorsiening van sekere bykomende geriewe in die pastorie, is aandag gegee aan die warmwaterinstallasie en die voorsiening van 'n nuwe kombuisstoof. Daarna is die pastorie in 1951 weer 'n keer baie bevredigend skoongemaak deur diaken Blignaut.

In die loop van die vyftiger jare het verskillende gemeentelede hulle begin beywer vir die oprigting van 'n nuwe pastorie, veral nadat die nuwe kerkgebou tot stand gekom en die betaling van die balans van die bouskuld goed gevorder het. Voorbereidende stappe is in hierdie verband gedoen, veral op inisiatief van die N.H.S.V. Die gebrek aan voldoende fondse moes egter in aanmerking geneem word. In 1965 het oudl. P. D. van der Merwe in 'n kerkraadsvergadering die opmerking gemaak dat „dit skyn asof ons ideaal om 'n gerieflike pastorie te bou, nie gou verwesenlik kan word nie" en het daarom voorgestel dat die pastorie van ds. Young intussen weer 'n keer deeglik skoongemaak moet word. Sy voorstel vir



Die pastorie-gesin in die eerste helfte van die vyftiger jare: Ds. Young Elma en mev. Young.

die aanstelling van 'n spesiale kommissie om die toestand by die pastorie te gaan besigtig en daarna aan die Finansiële Kommissie te rapporteer, het egter nie byval gevind nie en op voorstel van diaken J. Breytenbach is besluit dat die Finansiële Kommissie die saak moet hanteer soos dit vroeër altyd gebeur het. In April 1966 het die Kerkraad daarvan kennis geneem dat die pastorie skoongemaak is en in November van dieselfde jaar het dit geblyk dat sekere geriewe, met die oog op die bou van 'n nuwe pastorie, nie meer in die pastorie aangebring sou word nie. In Oktober 1967 het die Kerkraad besluit dat ds. Young se eerste pastorie, na ontruiming verhuur sou word met 'n opsie om te koop teen die bedrag van R10,000.00. 'n Jaar later is die pastorie, wat die Young-gesin vir meer as twintig jaar as pastorie gedien het, vanaf 1 Oktober vir 'n jaar lank aan oudl. W. Bezuidenhout verhuur met die opsie om dit daarna te koop.

Toe die gemeentevergadering op 4 Mei 1968 verneem het van die voornemens van die Kerkraad om ds. Young se eerste pastorie te verkoop, het br. J. Breytenbach dit as sy opinie uitgespreek dat die eiendomme van die gemeente nie maklik vervreem moet word nie, terwyl oudl. G. van Staden reeds in Mei 1965 op 'n gemeentevergadering gepleit het vir die instandhouding en versorging van die ou geboue van die gemeente.

Nadat die opsietyd van br. W. Bezuidenhout reeds op 30 September 1969 verval het, het 'n afvaardiging van die Kerkraad hom gaan spreek. Hy

het op daardie stadium 'n aanbod van koop op sekere voorwaardes gemaak en in die lig daarvan is sy opsietyd verleng. Teen die einde van April 1970 is aan die Kerkraad gerapporteer dat br. Bezuidenhout nie sy opsie uitgeoefen het nie en dat die Finansiële Kommissie opdrag gekry het om die pastorie te verhuur. Later in die jaar is die eertydse pastorie aan oudl. A. C. van der Merwe verkoop.

**Die nuwe pastorie.**

Terwyl daar reeds in die vyftiger jare deur gemeentelede gedink is aan die moontlikheid om mettertyd 'n nuwe pastorie te bou en daar algaande voorbereidende werksaamhede vir die verwesenliking van dié ideaal plaasgevind het, het die N.H.S.V. in 1960 'n belangrike stap in die rigting van die verkryging van 'n nuwe pastorie geneem deur 'n opsie te neem op 'n goedgeleë erf in Gerrit Maritzstraat. Daarna het daar 'n gesamentlike vergadering van die Finansiële Kommissie en die N.H.S.V.-bestuur plaasgevind ,wat daarna uitgeloop het op die aankoop van die erf met die oog op die bou van 'n pastorie.

Aangesien daar vroeg in die sestiger jare nog swaar onafgeloste skulde op die gemeente gerus het, sou die pastorie in elk geval nie onmiddellik gebou kon word nie en kon daar op daardie stadium, en ook nog vir die volgende aantal jare, net fondse bewillig word vir die mees noodsaaklike herstel- en opknapwerk aan die destydse pastorie. Die inisiatief wat die N.H.S.V. in die eerste helfte van 1960 in verband met die neem van 'n opsie op 'n erf aan die dag gelê het, was in elke opsig 'n wyse en versiende stap.

In Februarie 1963 het die Kerkraad 'n pastoriekommissie aangewys. Die slotsom waartoe destyds gekom is, was dat die pastorie nie beantwoord het nie aan al die vereistes wat aan 'n pastorie gestel word. Die ondoeltreffendheid van die gebou as pastorie het in die oog gespring, veral die feit dat dit net twee slaapkamers gehad het. In April 1963 was die Kerkraad eenparig ten gunste van die bou van 'n nuwe pastorie en sou die besluit van die Kerkraad voor die volgende gemeentevergadering gelê word.

Die gemeentevergadering van Mei 1963 kan as die wending in die bougeskiedenis van die nuwe pastorie beskou word. Die vergadering is toegespreek deur oudl. P. J. Basson en verskeie ander broeders. Die heer M. M. J. Basson het voorgestel dat tot die bou van 'n pastorie oorgegaan moet word. Toestemming is ook gegee dat 'n argitek genader kon word met die oog op die opstelling van 'n ontwerpplan vir 'n nuwe pastorie.

In opvolging van die besluit van die gemeentevergadering het oudl. P. D. van der Merwe die Kerkraad op 5 Mei 1963 toegespreek. Hy het voorgestel dat daar 'n aparte pastorieboufonds gestig en 'n Boukommissie vir 'n nuwe pastorie gekies word. Die voorstel het byval gevind en die volgende broeders is vervolgens op die Boukommissie benoem: P. D. van der Merwe (Sameroeper), M. M. J. Basson, P. J. Basson, T. van Eck, dia.

G. E. Erasmus, A. C. van der Merwe, F. A. Jacobs, D. Seymore, G. van Staden en T. F. Coertze. Verder sou drie susters deur die N.H.S.V. op die Boukommissie benoem word. Terselfdertyd is ook besluit dat argiteksplanne gevra sou word. Op 18 April 1964 is Hendrik Vermooten, wat die nuwe kerkgebou in 1950 ontwerp het, ook as argitek van die nuwe pastorie aangewys.

Van toe af is daar baie aandag aan die pastorieboufonds bestee. In Mei 1965 was daar 'n mate van teleurstelling toe alle beloftes vir bydraes nie nagekom is nie. Ds. Young het egter gepleit dat die Kerkraad en die Boufondskommissie rustig met hul insamelingspoging moet voortgaan. In Augustus van daardie selfde jaar het die pastorieboufonds reeds tot die bedrag van R5,099.00 aangegroei. Drie maande later is die R7,000.00-kerf reeds oorskry en in dieselfde maand 'n nuwe insamelingspoging van stapel gestuur. In 1966 is die insameling voortgesit. In Augustus het oudl. P. D. van der Merwe gekla dat die resultate tot op daardie stadium teleurstellend was en dat gedane belofes nie nagekom word nie. In November het hy egter in 'n kerkraadsvergadering aangekondig dat die pastorieboufonds op daardie stadium op R9,466.63c te staan gekom het. In die lig van die stand van die fonds het hy aanbeveel dat daar 'n aanvang met die bou van 'n nuwe pastorie gemaak moet word. Dieselfde aand het hy die besluit van die Kerkraad op die gemeentevergaderiing aangekondig. Hy het van die geleentheid gebruik gemaak om sy dank en waardering teenoor die N.H.S.V. uit te spreek vir die ywer wat hulle vir die saak van die pastoriefonds aan die dag gelê het en die mooi bedrag wat hulle tot op daardie stadium aan die pastorieboufonds oorgedra het. In 'n brief wat oudl. Coertze op 3 November 1966 aan die Raad van Finansies geskrywe en waarin hy melding gemaak het van die stand van die fonds (R10,000.00), is toestemming gevra vir die oprigting van 'n nuwe pastorie.

In Februarie 1967 was argitek Vermooten besig met die opstelling van die voorlopige sketsplanne vir die nuwe pastorie; in Mei met die finale sketsplanne en in Augustus is aan die Kerkraad gerapporteer dat die ontwerpplan van die pastorie op daardie stadium gefinaliseer is.

In dieselfde kerkraadsvergadering is verder ook gerapporteer dat die firma Niemand & Kie 'n tender vir die bedrag van R22,500.00 vir die bou van die pastorie ingestuur het. In Oktober is die tender aanvaar en onderteken met die verstandhouding dat die pastorie teen die einde van April 1968 afgelewer sou word. Die bou van die nuwe pastorie het in Februarie 1968 reeds goed gevorder en die verwagting was dat dit teen die einde van April gereed sou wees.

Op voorstel van oudl. P. D. van der Merwe, Voorsitter van die Pastorieboufondskommissie, is reëlings getref vir die inwyding van die pastorie sodra die gebou voltooi sou wees. Die finale reëlings wat die Pastorieboufondskommissie vir 'n braaivleisfunksie, waarheen elke lidmaat uitgenooi

sou word, en vir 'n stadsaalfunksie op Vrydagaand, 3 Mei 1968, is op die kerkraadsvergadering van 27 April 1968 aangekondig. By dieselfde geleentheid het ds. Young die kerkraadslede uitgenooi om die nuwe pastorie te gaan besigtig. Hy het met trots en dankbaarheid verwys na die mooi en sterkgeboude woning wat die gemeente in elke opsig tot eer strek. By 'n latere geleentheid, op 10 Augustus, het ds. Young sy uitnodiging tot besigtiging van die pastorie aan die kerkraadslede herhaal.

Op 5 Mei 1968 is oudl. P. D. van der Merwe en die lede van die Pastorieboufondskommissie deur ds. Young hartlik bedank vir die flinke reëlings wat getref is met die ingebruikneming van die pastorie. Die geselligheid in die Stadsaal, waar daar 'n toga as geskenk aan ds. Young oorhandig is, het nie alleen in die teken gestaan van die herdenking van die 21-jarige ampsbediening van ds. Young nie, maar ook van die ingebruikneming van die sierlike nuwe pastorie.



Die nuwe pastorie, in Mei 1968 in gebruik geneem.

Die voltooiing van die nuwe pastorie in die eerste helfte van 1968, bykans 16 jaar na die inwyding van die nuwe kerkgebou, was nóg 'n belangrike mylpaal in die geskiedenis van die Zeerust-gemeente.

Die here Otto, P. J. Basson, P. Grobler, P. D. van der Merwe, M. M. J. Basson, dia. G. A. Erasmus, J. C. P. Steyn, T. F. Coertze, oudl. Erasmus, J. Coetzee en S. P. van Vuuren, het volgens die notules van die Kerkraad en die gemeentevergadering 'n aandeel gehad in verskillende besluite wat in die sestiger jare in verband met die bou van 'n nuwe pastorie geneem is. Afgesien van hulle, sal die lede van die Pastorieboufondskommissie, die

N.H.S.V., die Kerkraad en die Finansiële Kommissie steeds onthou word as diegene wat in die sestiger jare in die aangesig van talle struikelblokke en teleurstellings 'n werksame aandeel gehad het in die uiteindelike totstandkoming van die sierlike en doeltreffende pastorie op 'n mooi-geleë erf in Gerrit Maritzstraat.

Die erf van die pastorie het in die loop van 1968 aandag gekry van die Terreinkomitee onder leiding van oudl. J. C. Coetzee. 'n Betonlaag is rondom die pastorie asook in die binneplein aangebring. Volgens 'n kerkraadsbesluit het die Terreinkomitee opdrag gehad om 'n tuinbeplanner te raadpleeg vir die uitleg van die pastoriegronde. Met die oog op die besparing van koste, is die heer Du Toit, die plaaslike voorligtingsbeampte, gevra om in hierdie verband behulpsaam te wees. In April 1969 is 'n donasie van R30.00 aan hom betaal.

**Die ontwikkeling en benutting van gemeentelike eiendomme.**

Aangesien die gemeente, danksy 'n skenking deur Diederik Jacobus Coetzee en sy eggenote, Maria Isabella Coetzee, in 1870, oor waardevolle kerkgrond in die hart van Zeerust beskik, het die Kerkraad en gemeente, op aanbeveling van die Finansiële Kommissie, in die vyftiger jare daartoe oorgegaan om sakegeboue op 'n gedeelte van die sentraal-geleë ou kerkplein op te rig. Die Finansiële Kommissie en die Kerkraad, onder leiding van ds. Young, was steeds wakker om geleenthede te benut en 'n waardevolle ekonomiese bate in belang van die Zeerust-gemeente ten volle te eksploiteer.

**Kantore vir die Departement van Naturellesake.**

Toe ds. Young met sy werksaamhede op Zeerust begin het, was die „ou pastorie" as kantoorgebou aan die Dept. van Naturellesake verhuur. In die tweede helfte van 1949 het ds. Young as leier van 'n deputasie die Huurraad oorreed om die huurgeld met terugwerkende krag vanaf 1 April 1949 na R80.00 p.m. te verhoog. Toe ds. Young op 'n kerkraadsvergadering van 1 Oktober deur oudl. P. H. Viljoen en dia. L. J. Erasmus sr. bedank is vir die „reuse deel" wat hy in die geslaagde onderhandelings gedoen het, was dit in 'n sekere sin 'n voorafskaduwing van die werk wat ds. Young in die jare wat daarop gevolg het, op stoflike gebied in die belang van die Zeerust-gemeente sou verrig naas sy primêre taak as Bedienaar van die Goddelike Woord, wat hy nooit een enkele oomblik tydens sy kwarteeulange bediening op Zeerust uit die oog verloor het nie.

**Volkskasgebou.**

Alhoewel daar reeds in 1951 en die jaar daarna 'n skoolraadskantoor deur die Kerkraad aan die Dept. van Onderwys verhuur is en daar ook sprake was van 'n moontlike aanbou by die bestaande gebou, het 'n kerkraadsbesluit van 1 November 1952 — 'n week voor die inwyding van die nuwe kerkgebou — waarvolgens daar in beginsel besluit is dat die kerkgronde in die toekoms ontwikkel en benut sou word en dat die Finansiële Kommissie verdere aandag daaraan moes gee, die weg gebaan

vir die bevordering van die stoflike belange van die gemeente en die lewering van 'n noodsaaklike openbare diens aan die plaaslike handels- en professionele gemeenskap.

Reeds in dieselfde kerkraadsvergadering waar die beginselbesluit geneem is, was daar sprake van die oprigting van 'n bankgebou met die geldelike bystand van Volkskas. In die begin van Januarie 1953 was die argitekte reeds besig met die ontwerp van 'n bankgebou, en op daardie tydstip het die verwagting bestaan dat die bouwerksaamhede kort daarna sou begin. In April 1953 het die Kerkraad en Finansiële Kommissie 'n keuse tussen twee ontwerpplanne gehad maar voorkeur is gegee aan 'n plan waarvolgens dit goedkoper sou wees om 'n bankgebou op te rig.

Die bouwerk het op 3 Augustus 1953 'n aanvang geneem, onderneem deur die N.H.W.-Bouers. Die bouery het fluks gevorder sodat die nuwe bankgebou reeds op 20 November van dieselfde jaar in gebruik geneem kon word. 'n Hele aantal kerkraadslede het daardie dag 'n besoek aan die bank gebring.

Op 10 Oktober 1953 het ds. Young in 'n kerkraadsvergadering oor die oorplasing van die gemeentelike rekenings na Volkskas gepraat. 'n Voorstel van oudl. W. L. van der Merwe en dia. J. W. Nel dat alle gemeentelike rekeninge, insluitende die Marico-Koshuisrekening, na Volkskas oorgeplaas moet word, is eenparig aanvaar.

In die loop van die jare is die huurgeld algaande verhoog, die huurkontrak telkens verleng en die gebou ook op gesette tye skoongemaak en opgeknap. In Augustus 1970 is aan die Kerkraad gerapporteer dat Volkskas aansoek gedoen het vir die uitbreiding van die gebou aangesien die bestaande ruimte onvoldoende was. In oorleg met die hoofkantoor van Volkskas het die argitek sketsplanne geteken en voorgelê. Die Kerkraad het metteryd die saak na die Finansiële Kommissie verwys om in oorleg met die hoofkantoor van Volkskas die ruimte te vergroot ter voorsiening van die plaaslike behoeftes van die betrokke tak van die bank.

**Prokureurskantoor en tandartsspreekkamers.**

In 1954 is 'n kantoorgebou vir prokureur Danie van der Merwe opgerig. Ook is voorsiening gemaak vir spreekkamers vir die tandarts, dr. Blignaut.

**Kantoor vir die Grondbewaringsbeampte.**

In Januarie 1955 was daar sprake van die opstelling van sketsplanne vir 'n kantoor vir die grondbewaringsbeampte.

**Bemakings.**

In 1962 het die gemeente kragtens 'n testament van br. Furstenburg in besit gekom van Erf. Nr. 718 met 'n ou geboutjie daarop, later aangekoop deur oud. P. D. van der Merwe. In 1966 is besluit dat die erf verkoop en die opbrengs daarvan in die pastorieboufonds gestort sou word. Intussen het die Kerkraad toegesien dat die graf van wyle br. Furstenburg netjies opgemaak word.

**Skenkings.**

In September 1951 het die Kerkraad kennis geneem van die voorneme van die Stadsraad om Russelstraat te sluit. Die gedeelte van Russelstraat wat gesluit sou word, is deur die Stadsraad aan die gemeente geskenk teen betaling van sekere koste wat deur die skenking meegebring sou word. Die skenking is in Januarie 1954 deur die Kerkraad, en op 7 Februarie 1960 deur die gemeentevergadering aanvaar. Die spesiale gemeentevergadering op 7 Februarie is gereël met die doel dat die gemeente die skenking van 'n gedeelte van Russelstraat wat deur die kerkgronde van die gemeente gegaan het, met dank aanvaar as 'n geskenk van die Stadsraad. Dit sou egter 'n hele paar jaar duur voordat die saak finaal deur oudl. P. D. van der Merwe afgehandel kon word.

**Versekering.**

In Januarie 1970 het die Kerkraad berig ontvang dat al die geboue van die gemeente, behalwe die nuwe pastorie, op daardie stadium by die Kantoor van die Administrateur in Pretoria verseker is, so ook die orrel en ameublement. Daarbenewens is daar ook nog polisse vir motorgebeurlikhede en geldversekering uitgeneem.

**Die Marico Koshuis.**

Die Marico Koshuis, waarvan die geboue in die tweede helfte van die twintiger jare deur die Kerkraad aangekoop en as koshuis vir die Zeerustse skole ingerig is, is in die loop van die jare uitgebrei, verbeter en gemoderniseer. In die loop van die jare het agtereenvolgens di. Venter, Fourie, Steenekamp, Viljoen en Young saam met hul Kerkrade, Finansiële Kommissies en Koshuisbesture baie tyd en aandag aan die administrering van die Marico Koshuis bestee. Deurentyd was daar geen winsmotief op die spel nie maar was die voorsiening van koshuisgeriewe oor 'n tydperk van veertig jaar deur suiwer idealistiese motiewe geïnspireer. Die onderwys van gemeente- en ander Afrikanerkinders was steeds van primêre belang, soos ds. Young, veral by verskillende geleenthede beklemtoon het. Dat die voorsiening van koshuisgeriewe in die loop van die veertig jaar van die bestaan van die Marico Koshuis vir die Kerkraad en Finansiële Kommissie by verskillende geleenthede baie geldelike kommer veroorsaak het, kan uit die bewaargeblewe gemeentelike dokumente vasgestel word. Die uiters belangrike taak van koshuisvoorsiening in belang van die bevordering van die onderwys en opvoeding van die kinders van die gemeente, onder andere, is egter in die loop van die jare deur al die betrokkenes as 'n aangename voorreg en 'n dankbare plig gesien. Wat die Zeerust-gemeente in hierdie verband tot stand gebring het, sal altyd met dankbaarheid en trots vermeld kan word.

In Julie 1948 is daar in die notule van die Kerkraad die eerste keer melding gemaak van die moontlikheid dat die voortbestaan van die Marico Koshuis op die spel gestaan het. In September 1948 het M. H. J. van Staden



Die Marico Koshuis-kommissie 1957.

in sy verslag oor die koshuis egter gemeld dat die koshuis sou bly voortbestaan en dat dit in 1949 in 'n laerskoolkoshuis omskep sou word.

Op 'n kerkraadsvergadering wat op 1 Januarie 1949 gehou is, is besluit dat die koshuisbestuur 'n nuwe konstitusie moet opstel wat sou aanpas by die nuwe omstandighede en dit dan aan die Kerkraad vir goedkeuring voorlê. Op dieselfde vergadering het L. J. Erasmus, die Voorsitter van die Bestuur van die Marico Koshuis voorgestel dat die bestaande Bestuur ontbind word. Persone wat voorheen op die Bestuur gedien het, was herkiesbaar. Die voorstel is gesekondeer deur oudl. P. H. Viljoen en eenparig aanvaar. Nadat ds. Young die ou Bestuur vir sy gewaardeerde dienste bedank het, is die volgende persone op die nuwe Bestuur verkies: Dia. L. J. Erasmus sr., oudl. M. M. J. Basson, N .J. Fouché, P. J. Basson, dia. J. Roos en L. J. Erasmus jr.. W. J. J. Gauche of P J. Snyman sou daarna nog as 'n verteenwoordiger van die Transvaalse Onderwysdepartement op die Koshuisbestuur benoem word.

Die jare vanaf 1949 tot 1957 het gestaan in die teken van die aanbouing van annekse, siekekamers en 'n woonstel. As gevolg van die verbeterings wat algaande aangebring is, is die maandelikse huur van die geboue van R80.00 p.m., waarop dit vanaf 1 Oktober 1949 vasgestel is, tot R184.00 p.m. in Januarie 1954 verhoog.

Nadat oudl. P. H. Viljoen vanaf 1948 op die Bestuur gedien het en vir 'n tydlank as Superintendent van die Marico Koshuis waargeneem het, is oudl. P. C. Grobler in Oktober 1956 as superintendent deur die Koshuisbestuur aanbeveel. Tot in Oktober 1948 het I. P. J. Smit as koshuisvader opgetree.

Vanaf die begin van 1959 was daar weer 'n keer verskillende gerugte oor die toekoms van die Marico Koshuis in omloop. Die bestaande huurkontrak is egter intussen weer hernieu. In Julie 1965 het die Kerkraad egter te staan gekom voor die situasie dat die Marico Koshuis moontlik deur die Transvaalse Onderwysdepartement oorgeneem sou word. Terwyl daar op daardie stadium nog geen ooreenkoms met die Departement aangegaan was nie, het die Departement egter al begin om meubels na die koshuis aan te stuur. Op die kerkraadsvergadering teen die einde van Julie 1965 is 'n brief van die Skoolkommissie van die Zeerustse Laerskool voorgelees waarin dank uitgespreek is vir die gebruik van die Kerkkoshuis, en dank betuig teenoor die personeel. Ds. Young het gebruik gemaak van die geleentheid om 'n besondere woord van dank uit te spreek teenoor oudl. L. J. Erasmus sr. wat al die jare op die Koshuiskommissie gedien het en in die jare wanneer dit nie so goed met die finansies gegaan het nie, borg gestaan het vir die verskuldigde bedrae.

Links: **Die Marico Koshuis-kommissie, 1957.**

**Voor,** v.l.n.r.: Oudl. W. L. van der Merwe; oudl. P. C. Grobler; oudl. L. J. Erasmus sr. (Voorsitter); oudl. P. J. Basson (Vise-voorsitter);

**Agter,** v.l.n.r.: Oudl. C. G. Scheffer (Verteenwoordiger, T.O.D.), br. M. J. de Beer (Skoolhoof); ds. S. E. Young.

Op die gemeentevergadering van 7 Augustus 1965 en op kerkraadsvergaderings van Januarie en Februarie 1966 is die mededeling gedoen dat die Marico Koshuis deur die Provinsiale Administrasie oorgeneem word en dat dieselfde huur vir die gemeentelike geboue nog deur die owerheid betaal sou word. Die N.H.S.V. kon alle gereedskap van die koshuis wat hulle vir hul werksaamhede nodig gehad het, neem, terwyl die res van die gemeentelike koshuiseiendom verkoop sou word.

In die tweede helfte van 1966 het dit aan die lig gekom dat die hoofde van die Zeerustse laer- en hoërskole 'n brief van die Transvaalse Onderwysdepartement ontvang het waarin om hul kommentaar gevra is oor die moontlikheid van die oorplasing van die kinders van die Marico Koshuis na die Hoërskoolkoshuis. Tot op daardie stadium het die Kerkraad self nog niks van die Onderwysdepartement verneem nie, was hy nie in die aangeleentheid geken nie en ook nie om 'n opinie oor die moontlikheid van die oorplasing gevra nie.

In die kerkraadsvergadering van 5 November 1966 het ds. Young bekend gemaak dat die huur waarskynlik aan die einde van 1966 opgesê sou word. Ds. Young het dit terselfdertyd as sy oorwoë opinie uitgespreek dat die moontlike sluiting van die koshuis nadelig sou wees vir beide die laer- en hoërskole. „Die Kerk het probeer om diens te lewer," het hy gesê, „en **het** diens gelewer!". Hierdie begeerte en motief tot dienslewering aan die kinders van die eie en ander gemeentes, het in werklikheid ook soos 'n goue draad deur die veertig jaar-lange bestaan van die Marico Koshuis geloop.

Aan die begin van 1967 het die Kerkraad voor die probleem te staan gekom wat met die koshuisgeboue en personeel sou gebeur. Dia. J. G. Benade was van mening dat die eiendom verkoop moes word. Dia. B. J. van Staden het hom aangesluit by 'n gedagte wat oudl. P. D. van der Merwe reeds vantevore in die kerkraadsvergadering van 5 November 1966 uitgespreek het en waar hy die vraag gestel het of die koshuisgeboue nie vir 'n ouetehuis gebruik kon word nie. Dia. Van Staden opper weer die moontlikheid van die omskepping van die koshuisgeboue in 'n ouetehuis ofskoon hy bewus is van die praktiese probleme wat so 'n omskepping tot 'n ouetehuis vir die gemeente sou meebring. Oudl. G. J. P. van Staden, later gesteun deur dia. B. J. van Staden het hom uitgespreek ten gunste van die sloping van die geboue; die verkoop van die materiaal; die konsolidering van die koshuisgronde met die Kerkplein en die gebruik van die eertydse koshuisgrond vir 'n parkeerterrein. Oudl. P. D. van der Merwe het daarop gewys dat in geval van sloping of verkoping sou die verbandskuld wat op die eiendom gerus het, dadelik gedelg moet word. Hy het dus

Links: Die Marico Koshuis waarin honderde leerlinge uit Zeerust-distrik en van elders in die loop van 40 jaar tuisgegaan het. Hierdie foto — die enigste een wat opgespoor kon word — is deur mev. Max Niehaus van Zeerust geneem en tot ons beskikking gestel. Dié mooi foto van 'n historiese gebou en 'n ewe historiese, unieke en onbekende boom, het op 'n keer 'n prys verower by geleentheid van 'n fotokompetisie.

die vraag gestel of dit nie wenslik sou wees om die geboue te verhuur nie. Oudl. P. C. Grobler het gepleit dat die gemeente nie die grond moet vervreem nie aangesien grond steeds toeneem in waarde. Dia. R. A. Swart het gewys op die probleem wat huurders kan veroorsaak. Hy was 'n voorstander van die gebruik van die gebou, bv. die omskepping daarvan in 'n saal vir die gemeente. Nadat oudl .J. G. van Wyk hom ook ten slotte uitgespreek het ten gunste van die verhuring van die koshuisgeboue, het oudl. P. D. van der Merwe opdrag gekry om 'n huurder vir die eiendom te probeer vind.

Nadat daar op die kerkraadsvergadering van 13 Mei 1967 nog enkele gedagtes gewissel is oor die bestemming van die koshuiseiendom, waartydens dia. J. G. Benade hom weer 'n keer uitgespreek het ten gunste van die verkoop van die eiendom teen 'n redelike prys, en ander kerkraadslede weer gemaan het tot versigtigheid voordat die eiendom van die gemeente vervreem word, het oudl. P. D. van der Merwe op die kerkraadsvergadering van 11 Junie 1967 bekend gemaak dat mnr. J. J. Niemandt 'n aanbod van koop gemaak het. Hy het ook terselfdertyd sy dank betuig teenoor ds. Young wat intussen na Pretoria gegaan het en daarin geslaag het om die verklaring van besigheidsregte vir die eiendom te bespoedig. Ouderlinge L. J. Erasmus, P. C. Grobler en dia. A. C. van der Merwe het aangedring op die betaling van 'n groter deposito en bykomstige versekering deur mnr. Niemandt. Oudl. P. D. van der Merwe was egter tevrede met die sekerheid wat deur die voornemende koper gestel is.

Op die gemeentevergadering van 20 Mei 1967 het die gemeentelede kennis geneem van die feit dat die Marico Koshuis kragtens 'n besluit van die Transvaalse Onderwysdepartement tot stilstand gekom het, en dat na deeglike bespreking deur die Finansiële Kommissie en die Kerkraad daar besluit is om aan te beveel en toestemming te vra dat die erwe en koshuisgeboue verkoop word. Br. J. Breytenbach het gevra dat die eiendom nie aan persone verkoop moes word wat op die perseel 'n besigheid sal oprig wat steurend sou wees nie. Op voorstel van br. J. Breytenbach en J. H. Nieuwoudt is besluit om aan oudl. P. D. van der Merwe opdrag te gee om die eiendom teen 'n billike en redelike prys te verkoop.

Op 12 Augustus 1967 is aan die Kerkraad gerapporteer dat die Marico Koshuis aan mnre. J. J. Niemandt vir 'n sekere bedrag en op sekere voorwaardes verkoop is. 'n Verbandlening wat op daardie stadium nog op die koshuiseiendom gerus het, is na afhandeling van die verkooptransaksie afgelos en die balans as 'n spesiale belegging belê. Op voorstel van oudl. P. C. Grobler is 'n mosie deur die Kerkraad aanvaar waarin oudl. P. D. van der Merwe geloof en bedank is vir sy aandeel in die verkoop van die koshuiseiendom. In die laaste gedeelte van 1967 het die gordyn finaal gesak op 'n veertigjaar-lange gemeentelike taak op die gebied van die plaaslike onderwys en opvoeding.

**Die finansies van die gemeente.**

Waar die finansies van elke gemeente normaalweg baie tyd en aandag van kundige en toegewyde kerkraads- en gemeentelede verg, het ds. Young vanaf sy koms na Zeerust — en ook sy voorgangers — tot op die huidige dag in die gelukkige posisie verkeer dat hy oor die getroue dienste van konsensieuse lede van die Finansiële Kommissie beskik het om noulettend te waak oor die finansies van die gemeente. Deurdat die predikant en enkele benoemde lede van die Kerkraad saam met kundige gemeentelede op die Finansiële Kommissie sitting gehad het, en nog steeds het, was daar steeds 'n noue skakeling tussen die gemeente, Kerkraad, predikant en die Finansiële Kommissie, en het die Finansiële Kommissie ook steeds in noue voeling gebly met die Bestuur van die N.H.S.V. Dit is opmerklik hoedat die susters van die gemeente deur die jare 'n ruim bydrae gelewer het tot die finansies van die gemeente. Uit die aard van die saak was daar ook steeds 'n baie noue skakeling en aangename samewerking tussen die diakens en die Finansiële Kommissie in belang van die finansies van die gemeente. By verskillende geleenthede en veral in sekere omstandighede waar dit noodsaaklik geword het, is die diakens afsonderlik deur lede van die Finansiële Kommissie toegespreek en ingelig oor die finansiële toestand van die gemeente en die steun van die diakens in die nakoming van die geldelike verpligtinge van die gemeente ingeroep.

Die Finansiële Kommissie en die Kerkraad het in die loop van die jare sorggedra dat die nodige middele gevind word om voorsiening te maak vir noodsaaklike, lopende gemeentelike uitgawes. In hierdie verband het die N.H.S.V.-Bestuur in die loop van die jare ook 'n tasbare bydrae gelewer tot die bevordering van die stoflike belange van die gemeente.

Naas die voorsiening van fondse vir die betaling van die predikantstraktement, motortoelaag, pro rata-bydrae tot die assuransie- en pensioenskema, predikantsvakansiebonus en uitgawes wat in verband gestaan het met die voorsiening van 'n vrye woning en bykomende dienste, was daar algaande die besteding van fondse vir die bou van 'n nuwe kerkgebou; die aankoop van 'n orrel, kerkameublement, kantoormeubels; die onderhoud, versorging en verfraaiing van die kerkgronde; die aankoop van 'n pastorie-erf en die bou van 'n nuwe pastorie; die uitleg en versorging van die pastoriegronde; bydraes tot die Geyser-saak; die betaling van heffingsgelde vanaf 1961 aan die Kantoor van die Administrateur, telkens vasgestel deur die Algemene Kerkvergadering; bydraes tot die Hulpbehoewendegemeentefonds; donasies aan organisasies en gemeentes; uitgawes i.v.m. kerklike en ander publikasies en 'n verskeidenheid van ander noodsaaklike uitgawes.

Ofskoon sommige bouprojekte, soos die oprigting van sakegeboue en die aanbouings by die Marico Koshuis gefinansiëer is uit lenings wat algaande gedelg is deur die huurinkomste uit die geboue, was daar aan die ander kant die bestryding van uitgawes wat verkry is deur dankofferbydraes, basaaropbrengste, skenkings van spaarbelastingsertifikate, deur-



**Die Finansiële Komitee, 1970.**

**Voor,** v.l.n.r.: Dr. W. Wilkens, oudl. G. J. Vosser (Kassier), br. P. J. Basson (Voorsitter), ds. S. E. Young en oudl. T. F. Coertze (Skriba).
**Agter,** v.l.n.r.: Oudl. P. C. Grobler, dia. F. J. Naude, dia. P. Vosser, br. C. G. A. Scheffer, oudl. G. J. P. van Staden, br. T. F. van Eck, oudl. P. D. van der Merwe (Onder-voorsitter) en dia. P. C. Rossouw.

kollektes, nagmaaltafelkollektes — waarvan die bydraes uit die twee laasgenoemde grootendeels bestem was vir die doeleindes van die diakonie — bemakings en bydraes tot die kerk- en pastorieboufondse.

Die predikantstraktement is in 1954, 1964 en 1969 verhoog, terwyl die motortoelaag in 1950, 1951, 1956 en 1969 op aanbeveling van die Finansiële Kommissie verhoog is om sodoende voorsiening te maak vir die groter mylafstand wat in die loop van die jare deur die predikant op huisbesoek en vir ander gemeentelike doeleindes afgelê moes word. Die betaling van lewenskostetoelaes het in 1950, 1954 en in 1969 aandag gekry; 'n assuransie- en pensioenskema op 'n pro rata-basis in September 1950 ingestel en die uitbetaling van 'n predikantsvakansiebonus in 1961 aanvaar, in uitvoering van 'n besluit van die Ringsvergadering.

**Lidmaats- of dankofferbydraes.**

In die loop van die jare het daar verskillende voorstelle voor die vergaderings van die Kerkraad, gemeente en Finansiële Kommissie gedien

hoe om die kwessie van lidmaatsbydraes te reël. In die Kerkraadsvergadering van 13 Maart 1948 en in die gemeentevergadering van 20 Maart het oudl. P. H. Viljoen verwys na 'n vroeëre besluit waar bepaal is dat lidmaatsbydraes tenminste R3.00 per egpaar moet wees. Br. Van Eeden het op die gemeentevergadering voorgestel dat die salaris van een dag per maand aan die Kerkraad betaal moet word terwyl J. Roos en P. H. Viljoen ten gunste was van R3.00 per maand. Die voorstel van W. J. J. Botha en R. Cronje waarin gevra is dat daar nie 'n vaste bedrag bepaal moet word nie, maar vrywillige bydraes deur elke lidmaat gegee moet word, is egter aanvaar.

In Januarie 1949 het dia. L. J. Erasmus sr. die Kerkraad daarop attent gemaak dat die finansiële posisie van die gemeente swak is, dat die finansiële verpligtings van die gemeente nie nagekom sal kan word nie en dat van 'n bankoortrekking gebruik gemaak sal moet word. In September van die vorige jaar moes daar ook die toevlug tot 'n bankoortrekking geneem word.

Die besluit van die gemeentevergadering van Maart 1948 waarvolgens bepaal is dat lidmaatsbydraes op 'n vrywillige basis moes geskied, het egter nie goeie resultate opgelewer nie, sodat die besluit op 'n gemeentevergadering van 8 April 1950 op voorstel van brs. Jan Viljoen en W. Venter herroep en eenparig bepaal is dat elke lidmaat jaarliks 'n minimum van R2.00 moet bydra. In Mei 1952 het ds. Young in 'n gemeentevergadering gemeld dat die lidmaatsbydraes net op R1.50c per lidmaat per jaar te staan gekom het en onvoldoende was om alle administratiewe uitgawes te dek. Hy het dit aan die gemeentevergadering gestel dat die standpunt van die Kerkraad was dat elke lidmaat tenminste R4.00 per jaar behoort by te dra. Br. F. P. van der Merwe was van opinie dat net sommige lidmate hul plig geken het, terwyl ander koud staan teenoor die saak van hul geldelike verpligtings. Br. J. Roos het gepleit vir R4.00-bydraes per lidmaat. Op voorstel van A. S. Bodenstein en R. J. Benade is eenparig besluit dat elke lidmaat voortaan R4.00 per jaar lidmaatsbydraes moet betaal.

In Januarie 1953 was daar weer klagtes in die kerkraadsvergadering dat dáar lidmate was wat versuim het om hul bydraes te gee. Die Finansiële Kommissie sou opnuut aandag aan die saak gee, terwyl dia. Nieuwoudt gevra het dat diegene wat hul pligte ontduik, gespreek moet word. In 'n gemeentevergadering, 'n paar maande later is daar ook na aanleiding van die bouskuld daarop gewys dat die geldelike toestand van die gemeente nie gesond is nie en is daar ook die bewering deur br. F. P. van der Merwe gemaak dat „die wil om iets te doen ontbreek." en dat daar saamgestaan moet word om die bouskuld uit te delg en aan die ander geldelike verpligtings te voldoen.

Drie jaar later het ds. Young in 'n gemeentevergadering namens die Kerkraad weer 'n keer daarop gewys dat daar gemeentelede is wat nie hul R4.00 per jaar bydra nie. Andersins was daar tog vordering op stof-

like gebied en ds. Young het in Oktober 1956 goeie moed gehad dat die kerkbouskuld in 1957 afbetaal sou kon word.

Die kerkbouskuld is weliswaar in 1958 gedelg maar aan die ander kant was daar nog steeds klagtes oor sommige lidmate wat nie hul plig wou nakom nie. Ook is daar in die kerkraadsvergadering van Oktober 1958 daarop gewys dat 'n lidmaatsbydrae van R4.00 per jaar te min is, veral in die lig van die feit dat die gemiddelde lidmaatsbydrae in die Nederduitsch Hervormde Kerk in sy geheel op daardie stadium R12.00 per lidmaat per jaar bedra het. In die gemeentevergadering van 2 Mei 1959 het die ou klag weer 'n keer opgeklink. Oudl. Koekemoer het gesê dat dit die gemeente tot nadenke behoort te stem dat die inkomste of bydrae van die hele Zeerust-gemeente nie eers R8,000.00 beloop het nie. Die gemiddelde jaarlikse bydrae van ongeveer R8.00 per lidmaat, was volgens ds. Young ver onder die gemiddelde bydrae van die gemeentes in die Ring van Zeerust, terwyl die gemiddelde jaarlikse bydrae van die hele Kerk R12.00 per lidmaat beloop het. In dieselfde gemeentevergadering het brs. Johan Botha, G. du Plessis en oudl. W. L. van der Merwe gepleit vir flinker bydraes en 'n verandering van gesindheid by sommige gemeentelede.

Na aanleiding van die feit dat die gemiddelde jaarlikse bydraes per lidmaat in die hele Kerk R13.60 in 1959 beloop het in vergelyking van ongeveer R8.00 per lidmaat in die Zeerust-gemeente, sou lede van die Finansiële Kommissie die diakens op 7 Februarie 1960 oor dié aangeleentheid toespreek en die diakens direk na die byeenkoms verder oor die saak handel. In weerwil van verskillende pogings wat aangewend is om die gemeentelede tot hoër jaarlikse dankofferbydraes te aktiveer, het dit in April 1961 aan die lig gekom dat die gemiddelde jaarlikse bydraes van lidmate van die Zeerust-gemeente intussen gedaal het tot R6.00 per lidmaat, terwyl die jaarlikse gemiddelde bydraes van lidmate van die hele Hervormde Kerk tot R16.00 gestyg het. Daar is egter op gewys dat die gemiddelde jaarlikse bydraes van die lidmate van Zeerust-gemeente tot die kerkboufonds in die jare van die kerkbou, R24.00 per lidmaat beloop het.

In Februarie 1967 het dit uit die finansiële verslag, wat voor die Kerkraad gedien het, geblyk dat die gemeentelike bydraes steeds kommer gewek het. Verskillende gedagtes is in die kerkraadsvergadering gewissel oor metodes wat aangewend kon word om die geldelike posisie van die gemeente deur middel van lidmaatsbydraes te verbeter. Daar is veral aangedring op meer gereelde besoeke deur die diakens in die onderskeie wyke en die aanspreek van onwillige lidmate. Dia. D. R. Steyn het daarop gewys dat 'n beter gesindheid by lidmate ten opsigte van hul geldelike verpligtings teenoor die Kerk aangekweek moet word. Dit was ook sy mening dat katkisante en ouers stelselmatig oor hul lidmaatspligte ingelig behoort te word. Ds. Young was ook van opinie dat lidmate moet weet watter finansiële verpligtings daar op die gemeente as geheel rus. Oudl. S. F. Marais en oudl. J. G. van Wyk het gesamentlike besoeke deur diakens en ouderlinge aan gemeentelede voorgestaan.

Nadat dia. L. S. Steyn op versoek van die Finansiële Kommissie die stelsel van bankaftrekorders vir dankofferbydraes op 'n kerkraadsvergadering in Mei 1967 bepleit het, is sy voorstel deeglik bespreek en in beginsel aanvaar. In opdrag van die Kerkraad het dia. Steyn die invoering van die stelsel van bankaftrekorders vir dankofferbydraes ook op die gemeentevergadering van 20 Mei 1967 verduidelik en bepleit, en nadat sy voorstel deur oudl. M. M. J. Basson en dia. J. H. Nieuwoudt ondersteun is, het die gemeentevergadering ook sy goedkeuring aan die stelsel toegesê.

In dieselfde gemeentevergadering het ds. Young die aandag van gemeentelede gevestig op die feit dat die gemeentelike bydraes van die gemeente swak vergelyk met die res van die Nederduitsch Hervormde Kerk en dat dié toestand die gemeente beslis nie tot eer strek nie. Ook op die kerkraadsvergadering van 28 Oktober 1967 het hy daarop gewys dat die offergawes van die gemeente nie na wense is nie en dat die gemeentevergadering ingelig moet word oor die geldelike verpligtinge van die gemeente teenoor die Kantoor van die Administrateur. 'n Vroeëre besluit het by dié geleentheid ook in werking gekom toe oudl. P. J. Basson die katkisante daarna ingelig en die lidmate oor hul geldelike verpligtings toegespreek het.

Die wending ten goede het blykbaar omstreeks in die begin van 1968 ingetree. In Mei van daardie jaar is aan die Kerkraad berig dat daar 'n redelike styging in die dankofferbydraes ingetree het en 'n jaar later is op die kerkraadsvergadering van 19 April 1969 die verblydende nuus bekend gemaak dat die dankofferbydraes, wat in 1966 ongeveer R9.00 per lidmaat was, vir die eerste keer op R11.00 per lidmaat per jaar te staan gekom het. 'n Jaar later, op 25 April 1970, het ds. Young, na aanleiding van 'n gunstige finansiële verslag, die Kerkraad daaraan herinner dat dit op stoflike gebied met die gemeente goed gegaan het. Hy het die kerkraadslede egter gewaarsku om nie op hul louere te gaan rus nie. Aan oudl. G. J. Vosser het ds. Young dank betuig vir sy deeglike werk

**Die gee van tiendes.**

Tydens die dienstyd van ds. Young is die verwysing na die gee van een tiende van lidmate se jaarlikse inkomste aan die Kerk, volgens die notules van die verskillende vergaderings, drie keer aangevoer. Dit is vir die eerste keer bepleit deur dia. L. J. Erasmus op 'n gemeentevergadering van 2 Mei 1953 sonder dat daar egter enige verdere besprekings daaroor gevoer of 'n besluit geneem is. In Oktober 1968 het oudl. J. G. van Wyk die eerste kerkraadslid geword wat in 'n kerkraadsvergadering die vraag gestel het „of ons nie een of ander tyd eentiende van ons inkomste moet afstaan." Daarop het ds. Young verwys na Maleági 3:10. 'n Jaar daarna het oudl. J. G. van Wyk weer 'n keer die gedagte uitgespreek „dat ons daaraan moet dink om eentiende van ons inkomste tenminste een keer per jaar by te dra."

**'n Hulpmiddel vir diakens.**

In die loop van die jare het die diakens gebruikgemaak van traktementskaarte (1947); toe wykskaarte in plaas van die ou lidmaatskaarte ingestel (1958); daarna kollektelyste of -kaarte weer in ere herstel (1959) en daarna die diakenkontrolekaart wat kwartaalliks ingelewer moet word, in gebruik geneem (1960). In 1963 is die diakenkollekteboek ook in Zeerust-gemeente in gebruik geneem.

**Basaars as 'n bron van inkomste.**

Benewens die gemeentelike bydraes in die vorm van lidmaats- of dankofferbydraes waaraan die Kerkraad en Finansiële Kommissie deur die jare baie tyd en noukeurige aandag moes bestee ten einde die gemeentelike bydraes op 'n redelike peil te hou, was basaars 'n belangrike bron van inkomste deur die jare. In hierdie verband het die verskillende agtereenvolgende basaarkommissies en individuele lidmate steeds 'n belangrike rol gespeel in verband met die reëling van die Zeerust- en wyksbasaars. Telkens is „al die broeders en susters wat meegehelp het om die basaar 'n sukses te maak" deur dis. Young bedank.

Die organisasie van die verskillende soorte basaars, veral die goedere- en veebasaars het gewoonlik baie tyd en aandag in beslag geneem. Af en toe was daar ook kontantbasaars gehou, terwyl daar nou en dan ook môremarke, straat- en koekverkopings plaasgevind het. In Mei 1962 het ds. Young 'n spesiale woord van dank gerig aan die heer Du Preez, 'n slagter van Zeerust, vir sy gereelde hulp in verband met die slag van groot- en kleinvee vir basaargeleenthede. Wat ook in herinnering geroep moet word is die aktiewe aandeel wat die N.H.S.V. telkens in die basaars geneem het. Dit was opmerklik dat mev. Young voor en tydens elke basaar wat gehou is, sterk leiding geneem het, trou bygestaan deur bestuurs- en gewone lede van die N.H.S.V.

Afgesien van die welkome inkomste wat die basaars algaande opgelewer het, het die basaars ook 'n sosiale doel gedien. In Oktober 1969 het ouderlinge P. D. van der Merwe en P. C. Grobler op 'n kerkraadsvergadering gepleit dat die gemeente die gedagte aan 'n gewone basaar nie heeltemal moet laat vaar nie, terwyl mev. Young by dieselfde geleentheid daarop gewys het dat hulle graag al die gemeentelede by so 'n basaargeleentheid bymekaar wil sien. Sy het ook gewaarsku teen die neiging by sommige lidmate om beloofde goedere by die basaar te besorg en dan dadelik huiswaarts te keer of na elders te vertrek en sodoende 'n aangename sosiale geleentheid en 'n geleentheid waar daar ook 'n bydrae in die vorm van werk op die basaar gegee kan word, verbeur of ontduik. Daar is nie net belanggestel in die ontvangs van die beloofde artikels vir die basaar nie, maar die verwelkoming van die skenkers op die basaardag. Die gesellige bymekaarkom en saamverkeer van die gemeentelede was belangrik uit 'n sosiale oogpunt.

**Ouditering van kerkboeke.**

Die ouditering van die kerkboeke het steeds die aandag van die Kerkraad en Finansiële Kommissie ontvang. In November 1946 het die Kerkraad besluit om 'n prokureur in verband met die ouditering van die kerkboeke te raadpleeg terwyl brs. M. van der Merwe en P .H. Viljoen terselfdertyd benoem is om die kerkboeke na te sien.

Op die kerkraadsvergadering van 9 Januarie 1949 het daar 'n heel interessante voorstel gekom. Dia. J. van Staden, die destydse Skriba/Kassier, gesekondeer deur dia. Noeth, het 'n mosie vir die aanstaande Ringsvergadering voorgestel waarin gevra is dat „in die Kerkkantoor voorsiening gemaak word vir personeel om ouditering te behartig. Toe oudl. J. Steyn egter 'n teenvoorstel gemaak het, het die mosie verval en het dit bygevolg nie voor die Ringsvergadering gedien nie. Die merkwaardigheid van dié mosie van die Skriba/Kassier en dia. Noeth is dat dit voorgestel is nege jaar voordat so 'n diens, soos in 1949 bepleit sou word, deur mnr. A. B. van N. Herbst, die Administrateur, ingestel is. Die Interne Oudit-afdeling, as 'n onderafdeling van die Kantoor van die Administrateur, het in 1958 tot stand gekom met mej. Anna Venter aan die hoof daarvan. Op 2 Augustus 1958 het die Kerkraad kennis geneem van die besluit van die Finansiële Kommissie dat die boeke vanaf daardie jaar by die Kerkkantoor geouditeer sou word. Die waarde van die ouditering van die kerkboeke het reeds in 1965 geblyk toe 'n onreëlmatigheid deur die Interne Ouditafdeling aan die lig gebring is. Die hele aangeleentheid is daarna deur ds. Young en sy Kerkraad op 'n menslike en Christelike wyse gehanteer en die weg geopen vir die rehabilitering van die betrokke ampsdraer. Van toe af sou die kasboeke kwartaalliks nagesien word. In 1970 het mej. Anna Venter, hoof van die Interne Ouditafdeling, die Ringsvergadering oor die finansies van die gemeentes toegespreek waardeur die afgevaardigdes van die Zeerust-gemeente persoonlik op hoogte gekom het van die vereistes wat die Interne Ouditafdeling stel ten opsigte van die hantering van die finansies van die gemeentes en die voorsiening wat gemaak moet word vir die byhou van die boeke van die gemeente.

**Belegging van fondse van die gemeentes.**

In die kerkraadsvergadering van 23 April 1966 is 'n brief van die Administrateur voorgelees waarin hy gehandel het oor die geldelike bydraes aan, en belegging by instansies anders as die Kerk. Die Kerkrade is gemaan om dit nugter en versigtig te oorweeg.

**Behartiging van stoflike belange van sekondêre belang.**

Uit die voorafgaande oorsig van die wyse waarop die stoflike belange van die gemeente in die loop van 'n kwarteeu deur die predikant, Kerkraad, gemeentevergadering, Finansiële Kommissie en die N.H.S.V. behartig en gedien is, kan die gevolgtrekking gemaak word dat die betrokke persone en instansies hul plig na die beste van hul vermoë nagekom het en dat die stoflike belange van die gemeente sodanig behartig is, dat dit

nie die primêre saak in die gemeente geword het nie maar die moontlikhede geskep het dat die bediening van die Woord en Sakramente sonder enige ernstige verhindering sy loop kon geneem het. Die behartiging van die stoflike belange het vir die Zeerust-gemeente nooit hoofsaak geword nie maar is altyd gesien as 'n belangrike onderdeel en vereiste vir die verkondiging van die evangelieboodskap aan die lidmate van die Zeerust-gemeente.

**Die toepassing van die kerklike tug.**

Dit is merkwaardig hoe min tuggevalle in die afgelope kwarteeu voor die Kerkraad gedien het. Uit die groot aantal kerkraadsvergaderings wat in die loop van die jare gehou is, was daar bietjie meer as twintig vergaderings waar besprekings oor tuggevalle plaasgevind het, oor ondersoeke deur ds. Young en sy kerkraadslede verslag gedoen is, en waar oor die toepassing van tugmaatreëls en opvolgingswerk besluit is. Misstappe wat aanleiding gegee het tot tugsake het gewissel van rusies tussen egpare; 'n onvoorbeeldige lewe; kinders wat buite die huwelik verwek en voor die tyd gebore is; man en vrou wat na egskeiding weer bymekaar gewoon het; buite-egtelike geboorte en 'n geval waar ongetroudes bymekaar gewoon en in ontug gelewe het. Ofskoon die enkele tuggevalle wat onder die aandag van die Kerkraad gekom het, 'n mate van sedelike verval aan die lig gebring het, was dit nie 'n abnormale verskynsel in vergelyking met ander gemeentes en gemeenskappe nie. Wat in hierdie verband belangrik is, is dat die Kerkraad sy opsigtaak op 'n verantwoordelike en simpatieke wyse aan die hand van die Kerkwet uitgevoer het.

**Kerkbesoek.**

Die openbare bywoning van die eredienste het in September 1948 ernstige aandag van die Kerkraad ontvang. Die Skriba het in 'n kerkraadsvergadering verwys na die trae lidmate wat eredienste swak of glad nie bywoon nie. Hy was van opinie dat daar nie deur die Kerkraad blindelings getug kan word nie, maar was tog van mening dat iets gedoen moes word. Ds. Young was van opinie dat sodanige lidmate weer opnuut bearbei moet word; oudl. Fouché dat die lidmate meer deur die ouderlinge vermaan moet word en oudl. Basson dat daar nouer kontak met hulle gemaak moet word. Nadat dia. M. H. J. van der Merwe 'n beroep op die ouderlinge gedoen het om hul wyke deur te gaan, is eenparig besluit om uitvoering aan die wenke te gee en dan op 'n volgende vergadering van die Kerkraad verslag te doen.

In Januarie 1949 het dit uit 'n bespreking op 'n kerkraadsvergadering geblyk dat die Kerkraad nie geneë was om ten opsigte van die swak bywoning van die eredienste, dit wil sê in gevalle waar lidmate selde of nooit eredienste bywoon nie, dwang uit te oefen nie en is daar besluit om van die saak af te stap.

In die begin van Julie 1950 het oudl. W. L. van der Merwe in 'n kerkraadsvergadering daarop gewys dat die lidmate in Juliemaand nie

kerktoe kom nie en ook nie die kinders gedurende die vakansiemaand nie. Sy voorstel dat daar in Juliemaand — blykbaar die verloftyd van ds. Young — nie eredienste gehou moet word nie, is eenparig deur die Kerkraad aanvaar.

In 1965, en die jaar daarna, het die kwessie van kerkbesoek weer 'n keer op kerkraadsvergaderings opgeduik. Op 'n kerkraadsvergadering van 13 Februarie 1965 het oudl. J. G. van Wyk die vergadering oor kerkbesoek toegespreek en op die vergadering van 31 Julie het oudl. J. C. Coetzee gevra dat die kwessie van kerkbesoek op die sakelys van die volgende vergadering geplaas moet word. Op die kerkraadsvergadering van 27 November 1965 het hy daarop gewys dat allerlei sake op kerkraadsvergaderings bespreek word, maar min aandag aan geestessake gewy word. 'n Saak soos swak kerkbesoek behoort volgens sy sienswyse, seer sekerlik die aandag van die Kerkraad te geniet. Ds. Young het daarop geantwoord dat sake soos, byvoorbeeld finansies, aandag van die Kerkraad moet geniet, maar hy het nietemin saamgestem dat die kerkbesoek van die lidmate van Zeerust-gemeente nie na wense is nie. Daarom was hy ten gunste van 'n bespreking van kerkbesoek, ook op 'n gemeentevergadering. Oudl. P. D. van der Merwe was van mening dat elkeen homself moet ondersoek om te bepaal of sy gesindheid ten opsigte van kerkbesoek reg is. Daarna kan die Kerkraad die saak voor die gemeentevergadering bring. Dia. Nieuwoudt was van opinie dat die gemeente nie reg aangepas is nie. Oudl. P. C. Grobler het verwys na koshuiskinders wat feitlik verplig word om elke Sondag die eredienste by te woon, insluitende die ouderlingdienste. Omdat hul gesindheid teenoor die persoon wat die ouderlingdiens waarneem nie altyd reg is nie, word 'n verkeerde gesindheid teenoor die godsdiens gekweek en 'n verkeerde houding teenoor die erediens ingeneem. Hy was ook van mening dat die kerkraadslede hul hande in die boesem moet steek en sake by hulself moet uitstryk.

Nadat ds. Young die moontlikheid van 'n gemeentesondag op die eerste Sondag van elke maand geopper en voorgestel het dat die voorstel op die gemeentevergadering in Mei 1966 bespreek kon word, het oudl. Scheffer voorkeur gegee aan die tweede Sondag van elke maand vir dié doel, aangesien die kerkbesoek op die eerste Sondag van elke maand normaalweg beter is as op die ander Sondae. Die Kerkraad het egter voorkeur gegee aan elke eerste Sondag van die maand as gemeentesondag.

In April 1966 het br. F. van der Merwe op 'n gemeentevergadering ook die gedagte uitgespreek dat die kerkbesoek van die gemeente kan verbeter. Wat die toestand daarna was, maak die notules geen melding van nie, ook nie watter aandag, indien enige, die Kerkraad aan die kwessie van swak kerkbesoek gegee het.

**Spesiale eredienste.**

In die loop van die jare is vir spesiale eredienste voorsiening gemaak. In April 1950 en November 1951 is op voorstel van oudl. Jannie Steyn, wat ten gunste daarvan was, reëlings getref vir die hou van kinder-

dienste en in 1961 is op versoek van die F.A.K., in beginsel aanvaar dat 'n erediens op 31 Mei 1961 met die oog op republiekwording gehou sou word en dat twee ouderlinge die nodige reëlings sou tref. In November 1965 is reëlings getref vir 'n Kersfeesdiens op 25 Desember en 'n middernagdiens op 31 Desember. Op versoek van oudl. H. J. J. Steyn is 'n erediens vir Polisiesondag op 12 Mei 1968 in die Hervormde kerkgebou gereël. Die erediens sou deur ds. Martins, kapelaan van dié streek, gelei word. 'n Gesamentlike Hervormingsdiens is in 1968 in die Hervormde kerkgebou op aanbeveling van die Interkerklike Komitee gehou.

**Buitedienste.**

Die reëlings in verband met buitedienste was vir baie jare in die Zeerust-gemeente in swang, ook in die tyd van ds. Young. Vir 1958 was die dienstye vir die dorp bepaal op 10 vm. en 7 nm., en die buitediens op Nietverdiend op 3 nm., terwyl die ander buitedienste om 10.30 vm. 'n aanvang geneem het. Gedurende die skoolvakansies was daar geen aanddienste nie.

In die kerkraadsvergadering van Augustus 1958 het ds. Young met instemming van die Kerkraad aangekondig dat die diensreëling in 1959 gewysig is en dat hy graag die buitedienste sover moontlik wou uitskakel. Eind Oktober is bekendgemaak dat daar op daardie stadium elke Sondag in die kerkgebou eredienste sou wees, behalwe die derde Sondag van die maand wanneer daar nog buitedienste gereël sou word, 'n reëling wat in 1959 gehandhaaf is. Wyksdienste deur ouderlinge is egter intussen nog gehou. In Februarie 1960 het oudl. J. P. van der Merwe die wyksdienste bespreek; in November 1965 is dit weer 'n keer bespreek toe daar besluit is dat die Kerkraad daarmee sou voortgaan. In Oktober 1968 het oudl. J. G. van Wyk in 'n kerkraadsvergadering gepleit vir die voortbestaan van buitedienste aangesien dit in 'n wesenlike behoefte voorsien het.

**Die Nagmaal en nagmaalsgebruike.**

Die gemeente het gewoonlik in Februarie, Mei, Augustus en Oktober Nagmaal gehou, by watter geleenthede die voorbereidingsdiens op Saterdagmiddae gehou is en die voorstelling van nuwe lidmate op Saterdagaande plaasgevind het. Die jaarlikse gemeentevergadering het gewoonlik tydens die nagmaalsviering in Februarie plaasgevind ofskoon daar ook op ander tye gewone en spesiale gemeentevergaderings gehou is.

Op die gemeentevergadering van 8 April 1950 het oudl. J. Coetzee versoek dat lidmate wat aan die nagmaalstafels aangesit het, na hul onderskeie sitplekke moet teruggaan onder die sing van die gesang of psalm. Die voorstel is aanvaar.

Na aanleiding van versoeke is in Februarie 1956 deur die Kerkraad besluit dat die Nagmaal soms by woonhuise bedien mag word nadat toestemming by die Kerkraad gevra en verkry is.

Op versoek van dia. D. Steyn is in Januarie 1959 deur die Kerkraad besluit dat daar in die begin van die Nagmaalsbediening by die eerste nagmaalstafel gestaan en sing word.

Br. R. J. Benade het op die gemeentevergadering van November 1962 versoek dat daar in die twee banke aan ou broeders en susters wat nie maklik na die nagmaalstafel kon gaan nie, Nagmaal bedien moet word. Sy versoek is goedgekeur.

In die loop van die jare het die gewoonte ontstaan dat die gemeentelede net die nagmaalsdiens in die voormiddag bywoon, dan huistoe gaan en die nabetragtingsdiens nie bywoon nie. Op 'n kerkraadsvergadering van 10 Februarie 1962, is deur oudl. A. C. van der Merwe gevra of die erediens van die volgende Sondag nie afgestel kon word nie. Dia. Steyn het gewaarsku teen die verkeerde gewoonte om eredienste af te stel, wat besig was om in te tree, terwyl oudl. W. L. van der Merwe voorgestel het dat die saak op 'n gemeentevergadering bespreek moet word.

'n Ander praktiese probleem wat in Mei 1963 op die kerkraadsvergadering bespreek is, was die geval wanneer die kerkgebou tydens nagmaalsdienste vol word en die broeders dan direk aan die nagmaalstafel gaan plekke inneem. Dan het dit gebeur dat sodra die eerste tafel verby was, die ou mense sonder sitplekke was en bygevolg moes staan of so nie, die kerkgebou moet verlaat. Die Kerkraad het toe besluit dat daar stoele ingebring sou word indien die sitplekke in die kerkgebou te min word.

'n Saak wat in die sestiger jare aktueel geword het, was die kwessie van die saam aansit van mans- en vrouelidmate aan die nagmaalstafels. Op die kerkraadsvergaderings van 2 November 1963 en 10 Februarie 1964 het oudl. J. Broekman, van die Militêre Kamp-wyk, eers navraag gedoen en toe gedagtes gewissel oor die saam gebruik van die Nagmaal. Hy is gevolg deur ander kerkraadslede, terwyl dieselfde vergadering ook benut is om „ook oor ander gebruike" gedagtes te wissel. Dia. Kosie Swart het voorgestel dat die kerkraadslede in hul onderskeie wyke 'n opname moet maak van die gevoelens van die lidmate en dat die saak, met die inligting wat tydens die opname verkry is, op 'n volgende kerkraadsvergadering bespreek word. Ouderlinge J. Broekman en P. C. Grobler het vervolgens 'n voorstel oor dié nagmaalsgebruik geformuleer. Die opinies onder die kerkraadslede was min of meer in twee rigtings verdeel. Sommige kerkraadslede was ten gunste daarvan dat broeders en susters saam aan dieselfde nagmaalstafels die Nagmaal moet gebruik, terwyl ander weer voorkeur gegee het aan die gebruik soos dit in al die vorige jare was en op daardie stadium nog steeds gehandhaaf is. Die Kerkraad sou by 'n volgende gemeentevergadering verneem wat die wense van die gemeentelede oor dié besondere nagmaalsgebruik was. Op 18 April 1964 — 'n week voor die Algemene Kerkvergadering van 1964 — is die saamgebruik van die Nagmaal deur broeders en susters weer 'n keer bespreek. Die Kerkraad het egter besluit dat „dit bly soos dit tans in gebruik is." Na aanleiding van 'n opdrag van die gemeentevergadering van 20 Mei 1967 op voorstel van dia. Nieuwoudt dat die Kerkraad die saak moet oorweeg,

is die saamgebruik van die Nagmaal deur broeders en susters weer op die kerkraadsvergadering van 12 Agustus 1967 bespreek. Die bespreking het plaasgevind en die besluit het gelui: „Ons handhaaf die ou gewoonte." Daarna is die kwessie van die saamgebruik van Nagmaal deur broeders en susters nie weer op vergaderings van die Kerkraad en gemeente aangeroer nie.

In Mei 1965 het dit vir die eerste keer gebeur dat ds. Young en een van die dorpsouderlinge op Maandag, 3 Mei, na die plaaslike hospitaal gegaan het om daar aan drie pasiënte in een van die hospitaalsale die Nagmaal te gaan bedien. Af en toe was daar ook nagmaalsbediening aan enkelinge in privaat wonings. Op die kerkraadsvergadering van 31 Julie 1965 is, na aanleiding van die lees van die notule van die kerkraadsvergadering van 1 Mei 1965, die kwessie van die bediening van die Nagmaal buite die kerkgebou bespreek. Ds. Young het in die loop van die bespreking daarop gewys dat die nagmaalsbediening deel van die erediens vorm en dat die bediening van die Nagmaal buite die erediens in die kerkgebou tot 'n minimum beperk moet word.

In 1968 en die jaar daarna is die kwessie van die hou van eredienste op Sondagaande na die Nagmaal weer 'n keer aangeroer. Op 'n kerkraadsvergadering van 26 Oktober 1968 was oudl. G. J. P. van Staden van opinie dat die betrokke eredienste nie gehou behoort te word nie. In Februarie 1969 het oudl. Van Staden weer 'n keer die mening uitgespreek dat die aanddiens na die nagmaalsdiens afgeskaf behoort te word. Indien dit sou gebeur, sou een of ander reëling getref moet word vir die koshuiskinders. Oudl. J. G. van Wyk het egter voorgestel dat die bestaande reëling so moet bly soos dit altyd was, terwyl ds. Young sy bereidheid uitgespreek het om die betrokke aanddienste, soos in die verlede, waar te neem. Oudl. Van Staden het daarop geantwoord dat hy die reëling só sou aanvaar maar op voorwaarde dat die Kerkraad sowel as die gemeentelede hul kerkbesoek moet opknap. Daarna het oudl. P. C. Grobler sy waardering en dank teenoor ds. Young uitgespreek vir sy bereidwilligheid om met die hou van die betrokke eredienste voort te gaan. Dit was egter nog nie die einde van die saak nie. In Augustus 1969 is die kwessie van die aflassing van die eredienste Sondagaande na Nagmaal weereens in 'n kerkraadsvergadering geopper en bespreek. Ds. Young het egter gesê dat hy verkies dat die reëling so sou bly totdat 'n oplossing in verband met die Hervormde koshuiskinders gevind kan word.

---

In die loop van die jare het die Kerkraad aandag gegee aan die klagte van oudl. L. J. Erasmus dat „broers swak opkom na die eerste nagmaalstafel" (Augustus 1961) en aan die versoek van oudl. Van Staden dat die ouderlinge aan die nagmaalstafel moet bly sit totdat die volgende ouderlinge by die tafel opdaag (November 1962).

**Liturgie.**

Oor die verskillende sake wat by die liturgie tuishoort, is in die loop van die jare standpunte gestel en tradisionele gebruike wat in die Zeerust-gemeente voorgekom het, bespreek.

'n Omsendbrief van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, wat gehandel het oor verskillende sake, waaronder ook aspekte van die liturgie, is op die kerkraadsvergadering van 16 Januarie 1954 bespreek. Kommentaar is vervolgens gelewer oor sekere aanbevelings. Ten opsigte van die erediens is genotuleer „KR stem nie saam nie", ten opsigte van Nagmaal; „KR stem nie saam nie, bly by ons ou manier", terwyl daar in verband met versoeke oor attestate, prediking, gebed en kollekte met sakkies by die deur saamgestem is.

Op die kerkraadsvergadering van 3 November 1965 is 'n aantal sake in verband met die liturgie, na aanleiding van 'n brief van die Raad vir Liturgiese Geskrifte, aangeroer. Dia. Nieuwoudt was na aanleiding van 'n voorstel in dier voege van opinie dat as kerkraadslede hul sitplekke direk in die kerkgebou moet gaan inneem, soos voorgestel, die gesellige samesyn van kerkraadslede in die konsistorie, voor en na eredienste, sal verdwyn. Oudl. G. J. P. van Staden was van opinie dat „ons besig is om weg te dryf van ons tradisies af" en oudl. W. L. van der Merwe was van mening dat „al die byvoegsels en veranderings geen voordeel inhou nie" en dat ons by „die ou gebruike moet bly." Nadat oudl. P. D. van der Merwe vervolgens daarop gewys het dat aanbevelings gemotiveerd moet wees, is besluit om 'n kommissie aan te wys met die opdrag om 'n deeglike studie van die saak te maak en op die kerkraadsvergadering van Mei 1966 met aanbevelings vorendag te kom. Die kommissie sou bestaan uit ds. Young, ouderlinge P. D. en W. L. van der Merwe, P. C. Grobler, T. F. Coertze, J. C. Coetzee en P. J. Basson.

Op die kerkraadsvergadering van 23 April 1966 is die brief van die Raad vir Liturgiese Geskrifte van 1965 weer 'n keer gelees en bespreek en die aanbevelings van die benoemde kommissie bekend gemaak: (a) Dat die volgorde van die erediens bly soos dit was; (b) dat die voorleser gehandhaaf word „omdat dit al ingeburger is"; (c) dat aankondigings gedoen sal word aan die einde van die diens nadat die seën uitgespreek is; (d) dat in verband met sang besluit word dat „ons in die vervolg sal staan en sing" terwyl die geleentheid by die jaarlikse gemeentevergadering aanhangig gemaak sou word; (e) dat die gebed en dankgebed „bly soos dit nog altyd was"; (f) Eredienskollekte: Ds. Young het die vraag gestel of „die insameling van die eredienskollekte op die regte plek is?" Ouderlinge G. J. P. van Staden, P. J. J. Basson en dia. Nieuwoudt het hulle sterk uitgespreek teenoor 'n moontlike verandering.

Op die gemeentevergadering van 13 Augustus 1966 het ds. Young meegedeel dat die liturgie in die Kerk deeglik bespreek is deur die Kerkraad en dat 'n rapport aan die Algemene Kerkvergadering gestuur

moet word. Hy het ook bekend gemaak dat die komitee wat belas was met die opstel van 'n verslag, aanbeveel het dat „ons in die toekoms staan en sing". Die volgende dag is in die kerkraadsvergadering aangekondig dat dr. L. M. le Roux van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria-Oos op 9 September in die Ned. Geref. kerkgebou oor liturgie sou praat.

Op voorstel van oudl. S. P. van Vuuren is in die kerkraadsvergadering van 28 Oktober 1967 besluit dat kerkraadslede na die erediens in hul banke behoort te bly totdat die gemeentelede die kerkgebou verlaat het

**Konsistoriegebed.**

Op die kerkraadsvergadering van 6 Augustus 1955 is daar die eerste keer melding gemaak van die konsistoriegebed voor die aanvang van eredienste. Oudl. J. C. Coetzee het gevra dat daar voor die aanvang van eredienste in die konsistorie gebid moet word en dat alles baie stigtelik moet gaan. Oudl. Mans het hom in sy opmerkings by oudl. Coetzee se versoek aangesluit, met hom saamgestem en die gebruik ook sterk bepleit. Ds. Young het daarop gewys dat die gebruik in baie gemeentes gevolg word, terwyl in ander gemeentes dit weer nie gebruiklik is nie. Hy persoonlik was egter ten gunste van die gebruik.

**Die voorleser.**

Die voorleser het deur die jare sy plek in die erediens van die Zeerust-gemeente behou, soos dit trouens ook in ander gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk gehandhaaf word. In die kerkraadsvergadering van Januarie 1949 het oudl. J. Steyn versoek dat die ou gebruik, naamlik dat die voorleser gereeld met die sing by die kateder staan, gehandhaaf word. Dié versoek is eenparig deur die Kerkraad toegestaan. Vier jaar later het die besluit egter weer in 'n kerkraadsvergadering ter sprake gekom, toe oudl. Jan Snyman en verskillende ander ouderlinge hul sienswyse oor dié gebruik gegee het. Die Kerkraad het daarop eenparig besluit dat die voorleser net met die sing van die eerste versie by die kateder sal gaan staan.

**Blommerangskikkings in die kerkgebou.**

In Oktober 1956 het oudl. J. Coetzee, tydens 'n bespreking oor die houding van die destydse orreliste, onder andere, ook verwys na blommerangskikkings in die kerkgebou en gevra dat alle blomme vir trougeleenthede, eers ná die erediens ingebring of gerangskik moet word.

**Orrelspel.**

Oudl. Coetzee het in Mei 1957 ook navraag gedoen na die stukke wat die orreliste voor en na eredienste gespeel het. Uit die notule van die betrokke kerkraadsvergadering blyk dit dat die opmerking gemaak is dat dit „in elk geval Kristelik is."

**Kerksang.**

In Maart 1950 het die Kerkraad besluit dat daar by die inbring van die dopelinge gesing moet word. Die saak het in Mei weer 'n keer ter sprake gekom en is toe na 'n latere vergadering in Julie verwys.

In Oktober 1955 het die orreliste in 'n brief aan die Kerkraad voorgestel dat daar voor die aanvang van die eredienste gesamentlike gemeentesang moet wees. Ds. Young was ten gunste van die voorstel, en die besluit sou aan die kerkgangers bekend gemaak word. In Februarie 1969 is in 'n kerkraadsvergadering gemeld dat die sing van psalms en gesange op Sondagaande eintlik geen doel dien nie aangesien daar dan, behalwe die koshuisgangers baie min lidmate teenwoordig is. In die lig van hierdie omstandighede, het die Kerkraad besluit dat die sing van psalms en gesange op Sondagoggende om kwart voor tien sou plaasvind.

Gedurende die sestiger jare is daar in die notules by drie geleenthede na gemeentelike sang verwys. In Februarie 1962 het oudl. T. F. Coertze gevra of daar nie tydens warm dae, wanneer gesing word, meer kere opgestaan kan word nie. In April 1964 is 'n voorstel van die Ottoshoopwyk in 'n kerkraadsvergadering bespreek waarin voorgestel is dat daar direk na die geloofsbelydenis gesing moet word. Na bespreking is daar egter besluit dat daar by die destyds bestaande gebruik gebly moet word.

Na aanleiding van 'n mening wat uitgespreek is, is in Augustus 1966 besluit dat daar gesit en sing word onderwyl die Nagmaal bedien word.

**Begrafnisgebruike.**

In April 1962 het die Kerkraad aandag gegee aan begrafnisse op Sondae, die inbring van die doodskis met die lyk in die kerkgebou en die speel van die dodemars tydens die roudiens. Na 'n deeglike bespreking het die Kerkraad besluit dat „ons Kerkraad nie 'n besluit neem nie; ons spreek ons nie uit nie en dit word vrygelaat aan die familie." Ds. Young het laat blyk dat hy niks in die Bybel kon vind wat hom sou verbied om op Sondae begrafnis te hou nie; hy kon ook geen Bybelse uitsprake vind wat sou verbied dat die lyk van die gestorwene tydens die roudiens in die kerkgebou ingebring en die dodemars gespeel word.

**Die geestelike toestand en bearbeiding.**

Dia. G. Vosser het in die kerkraadsvergadering van 27 April 1963 die kwessie van geestelike bearbeiding opgehaal. In die daaropvolgende kerkraadsvergadering in Mei het ds. Young verwys na dia. Vosser se versoek vir 'n bespreking van die geestelike toestand in die gemeente en aan die hand gedoen dat daar met die hou van 'n Ringskonferensie van kerkraadslede iemand van buite die gemeente gevra moet word om oor die onderwerp op die konferensie te praat.

**Houding teenoor uitloting.**

In die vyftiger jare het oudl. J. Coetzee die vraag gestel of dit verkeerd sou wees om 'n skaap vir 'n basaarfunksie uit te loot. Die Kerkraad het geen beswaar daarteen geopper nie.

**„Kerkbeeste".**

Die term „kerkbees" is ook in die Zeerust-gemeente gebruik. Op 'n keer is verwys na „Kerkbeeste" wat vir die basaar geskenk is en reëlings getref in verband met die verkoop daarvan ten bate van gemeentelike fondse.

**Die Sondagskool.**

Die Sondagskool het in die tyd van ds. Young steeds die nodige aandag van die kant van die Kerkraad ontvang. In April 1949 is verwys na die benoeming van dia. J. van Staden as Hoof van Sondagskole. Hy het dia. M. H. J. van der Merwe vervang, wat vanaf 1947 Hoof was. Twee maande later word oudl. P. J. Basson as nuwe Hoof genoem. In die loop van die jaar is hy op sy beurt deur oudl. P. H. Viljoen vervang, en oudl. Viljoen in Januarie 1950 deur oudl. W. L. van der Merwe. In Januarie 1951 is ds. Young as Superintendent van Sondagskole benoem. Op 'n latere stadium is hy vervang deur ouderlinge J. G. van Wyk, W. J. Herbst en T. F. Coertze. In Julie 1965 is in 'n kerkraadsvergadering aangekondig dat oudl. Coertze as gevolg van sy bykomende pligte as Skriba/Kassier, as Superintendent van Sondagskole bedank het en dat oudl. J. Coetzee in sy plek benoem is.

Nadat oudl. P. C. Grobler op die kerkraadsvergadering van 26 Oktober 1957 die amp van Sondagskoolouderling verduidelik het, is br. W. J. Herbst as sodanig voorgestel en op die gemeentevergadering van 27 Oktober as ouderling vir Sondagskoolwerk gekies.

In Januarie 1959 het oudl. Herbst toestemming by die Kerkraad gevra vir die aankoop van 'n filmprojektor. Verskillende lede van die Kerkraad het daarna geld vir die aankoop van films bygedra.

Die Hoof van die Sondagskool en sy Bestuur het by verskillende geleenthede probleme ondervind in verband met Sondagskoolpersoneel. Daar was dikwels 'n tekort aan personeel .Reeds in Januarie 1955 het oudl. P. H. Viljoen die tekort aan personeel vir die Dorpsondagskool onder die aandag van die Kerkraad gebring. In Februarie 1968 het oudl. J. Coetzee die Kerkraad gevra om behulpsaam te wees met die keuring van Sondagskoolpersoneel, en later in die jaar het hy gevra dat leiding gegee moet word aan persone wat Sondagskool hou. Blykbaar het dié besondere behoefte ook in ander gemeentes bestaan. Juis vir daardie rede het die Raad vir Sondagskool en Kategese in 1969 'n kursus vir Sondagskoolpersoneel gereël. In Februarie 1969 het oudl. Ludick die kerkraadslede uitgenooi om die Sondagskole by te woon en wenke aan die personeel te gee. Die Sondagskoolpersoneel het blykbaar behoefte gehad aan belangstelling in hul werk van die kant van die Kerkraad. Aanmoediging sou ook vir hulle baie beteken het.

Die bywoning van die Sondagskole deur gemeentekinders in die veertiger en vyftiger jare het ruimte gelaat vir verbetering. In April 1949 het dia. J. van Staden, Hoof van Sondagskole, die ouderlinge gevra om die kinders in hul onderskeie wyke aan te moedig om die Sondagskool by te woon. Vroeg in 1950 het dit geblyk dat die bywoning van die verskillende Sondagskole nie was wat dit behoort te gewees het.

Nadat daar in Junie 1950 berig is dat daar op daardie stadium net drie gemeentes in die Ring van Zeerust was wat vir die Bybelkenniseksamen ingeskrywe het, het die Kerkraad besluit om dié eksamen ook in die

Zeerust-gemeente af te skaf. In 1968 het alle Sondagskoolkinders egter die Bybelkenniseksamen afgelê.

Vanaf 1948 tot 1965 is daar drie Sondagskonlkonferensies gehou wat deur afgevaardigdes van die Zeerust-gemeente bygewoon is. In 'n kerkraadsvergadering van 25 September 1948 is oudl. P. H. Viljoen en dia. M. H. J. van der Merwe afgevaardig na 'n Sondagskoolkonferensie wat op Lichtenburg gehou sou word en in 1958 is ds. Young en oudl. W. J. Herbst afgevaardig. Oudl. T. F. Coertze is in Junie 1965 afgevaardig na 'n Sondagskoolkonferensie wat in Pretoria gehou is. Na sy terugkeer het hy in 'n kerkraadsvergadering begin om 'n baie deeglike verslag van die Pretoriase konferensie te gee. Dié gedeelte van die verslag wat hy gegee het, beslaan meer as drie bladsye van die notuleboek en toe die kerkraadslede op 'n stadium besef het dat oudl. Coertze nog lank aan die woord sou wees, het hulle blykbaar kriewelrig begin raak. Oudl. Coertze, wat ook Skriba was, het toe die volgende genotuleer: „Op hierdie stadium wou die Kerkraad nie langer luister nie, omdat die tyd beperk is en die stof te veel om te assimileer!" Toe is daar besluit dat die nuttige en insiggewende referate wat op die Sondagskoolkonferensie gelewer is, afgerol en versprei sou word. Met dié taak sou oudl. A. C. van der Merwe behulpsaam wees.

'n Nuwe Sondagskooldiploma het teen die einde van 1950 beskikbaar geword. Dit was 'n afwyking van die gewone diploma en het meer opvoedkundige waarde besit. In die begin van 1951 het ds. Young aan die Kerkraad gewys hoe dit saamgestel is en verduidelik hoe dit werk. Hy het van die geleentheid gebruik gemaak om weer te pleit dat die kinders van die gemeente aangemoedig moet word om die Sondagskool by te woon. Hy het ook in die vooruitsig gestel dat daar later jeugkampe georganiseer sal word. Oudl. P. H. Viljoen het by dié geleentheid sy dank uitgespreek teenoor ds. Young vir sy pleidooi wat daartoe gelei het dat die ou kerkgebou op die nuwe diploma pryk.

Kort na sy aankoms in die gemeente in 1947, het ds. Young die Kerkraad sowel as die gemeente ingelig oor 'n uitstappie vir die Sondagskoolkinders en terselfdertyd van die Kerkraad en gemeentevergadering goedkeuring vir die voorneme gevra. Die goedkeuring is verleen en daarna was daar in die jare daarna gereeld uitstappies vir die Sondagskoolkinders gereël. Op 12 Julie 1947 was die eerste uitstappie agter die rug. Die Superintendent van Sondagskole het die Kerkraad bedank vir hul welwillendheid en ondersteuning. Die uitstappie was in elke opsig 'n sukses. Ook ds. Young is spesiaal vir sy hulp en ondersteuning bedank. Die Kerkraad het dit egter goedgevind om te besluit dat die persone wat in die toekoms leiding met die uitsappies neem, „godsdiens ook in gedagte moet hou." In 1956 is R50.00 deur die Kerkraad vir 'n Sondagskooluitstappie bewillig; in 1958 is 'n uitstappie deur oudl. W. J. Herbst gereël, terwyl kerkraadslede in Oktober 1960 uitgenooi is om aan die Sondagskooluitstappie op 3 Desember 1960 deel te neem.



**Die Sondagskoolpersoneel, 1970.**

**Voor,** v.l.n.r.: Mevv. M. J. Steyn, J. A. Havenga en M. M. Young, ds. S. E. Young, mev. D. J. van der Merwe.

**Agter,** v.l.n.r.: Mnr. H. C. van der Merwe, ouderlinge S. F. Marais, J. C. Coetzee (Superintendent), N. J. J. Ludick, dia. C. Grobler.

Nadat daar in Junie 1951 'n aansoek deur die Dorpsondagskool voor die Kerkraad gedien het om 'n kersboom in die ou kerkgebou te hou, was daar in 1957 weer 'n keer toestemming gegee vir die hou van 'n kersboom, hierdie keer in die nuwe kerkgebou. Daarheen is die kerkraadslede uitgenooi. Op 'n kerkraadsvergadering van 26 Oktober 1957 was daar blykbaar 'n beswaar teen die hou van 'n kersboom in die kerkgebou geopper. Wat die werklike beswaar was, word nie in die notule van die Kerkraad genoem nie. Dia. Steyn het egter op die geopperde besware geantwoord. In 1960 is daar weer een onder leiding van oudl. W. J. Herbst gehou, terwyl die laaste kersboom waarvan die notule meldiing maak, in 1962 gehou is. Dit is gefinansiëer deur die Kerkraad. Hieruit blyk dit dat die Kerkraad geen prinsipiële besware gehad het nie teen die hou van kersboomfunksies in die kerkgebou.

In 1950 is melding gemaak van groepsondagskole wat op voorstel van oudl. P. J. Basson in die lewe geroep is. In die kerkraadsvergadering van 2 Augustus 1969 het dia. D. R. Steyn daarop gewys dat die Zeerust-

gemeente die enigste gemeente is waar daar nog huissondagskole gevind word.

Wanneer die gegewens oor die Sondagskool in die gemeente in oënskou geneem word, is dit opmerklik dat ds. Young en sy Kerkraad steeds 'n lewendige belangstelling in die Sondagskool aan die dag gelê het.

**Die Nederduitsch Hervormde Jeugvereniging.**

De bevordering van die belange van die N.H.J.V. in die Zeerust-gemeente word vanaf April 1949 in die notules van die Kerkraad weerspieël toe die ouderlinge versoek is om kinders tydens hul huisbesoek aan te moedig om by die plaaslike N.H.J.V.-tak aan te sluit. Die organisasie van die N.H.J.V. is daarna op 'n vaste grondslag geplaas. Die aktiwiteite wat in elke gemeente eie is aan die aktiwiteite van die N.H.J.V., het in die loop van die jare ook in die Zeerustse N.H.J.V. voorgekom en die probleem van wisselende belangstelling in dié jeugorganisasie — soms betreklik goed, ander kere weer swak — is ook hier ondervind. Die indruk ontstaan dat die N.H.J.V. algaande rustig met sy werksaamhede voortgegaan het.

In Oktober 1956 het die Kerkraad besluit dat die kollektes van sekere Sondagoggenddienste na die N.H.J.V. sou gaan ter bestryding van groot onkoste wat met die Jeugkongres aangegaan is. Op dieselfde kerkraadsvergadering is toestemming gegee dat Bybelfilmstrokies in die kerkgebou vertoon kon word. Vroeër in die jaar het dia. Swanepoel gevra dat die aanddienste van elke eerste Sondag van die maand afgestaan word sodat die jeug dan bymekaar kan kom. Die versoek sou op 'n volgende kerkraadsvergadering aandag kry.

Op die kerkraadsvergadering van 23 April 1960 het dia. A .H. Pfahl gekla dat die belangstelling van die kerkraadslede in die werksaamhede van die N.H.J.V. nie na wense is nie. Ouderlinge J .C. Coetzee en T. F. Coertze het egter gesê dat hulle dikwels die byeenkomste van die N.H.J.V. bywoon. Later in dieselfde jaar het oudl. Ludick verlof van die Kerkraad gevra en gekry om in die verskillende wyke besoek af te lê ten einde die jongmense te spreek en in te lig oor die bestaan en werksaamhede van die N.H.J.V.

Toe die toneelgeselskap van die N.H.J.V. van die Bergsig-gemeente in Pretoria in 1968 toestemming gevra het om Zeerust te besoek en die toneelstuk met die aktiewe steun van gemeentelede van Zeerust op die planke te bring, het dit aan die lig gekom dat die N.H.J.V. van Zeerust op daardie stadium, volgens inligting wat oudl. Ludick aan die Kerkraad verstrek het, self besig was om voorbereidings te tref vir die opvoering van 'n toneelstuk in die Stadsaal later in die jaar. In Oktober is gerapporteer dat die opvoering besonder goed ondersteun en bygewoon is. Die jongmense van die gemeente is bedank vir hul mooi poging. Oudl. Ludick het van die geleentheid gebruik gemaak om weer 'n keer 'n beroep op kerkraadslede te doen vir meer hulp en ondersteuning aan die N.H.J.V. In Oktober 1969 het dia. P. Marks aangekondig dat die N.H.J.V. van plan



**Die Besture van die twee N.H.J.V.-takke.**

**Voor,** v.l.n.r.: Oudl. N. J. J. Ludick, mej. S. M. du Plessis (Sekretaresse), mnr. J. van der Walt (Voorsitter), J. C. A. Boeyens (Voorsitter), I. M .Erasmus (Sekretaresse), oudl. P. C. Grobler.

**Middel,** v.l.n.r.: C. S. van Tonder, L. C. Oosthuizen, mev. E. S. Swarts, mnr. W. J. Swarts, J. J. M. Prinsloo, S. C. Boshoff.

**Agter,** v.l.n.r.: J. C. P. Boshoff, P. J. van Wyk, J. J. Coetzee.

was om die jaar af te sluit met 'n opvoedkundige toer na Pretoria aangesien daar fondse in hul kas vir dié doel beskikbaar was.

**Katkisasie.**

Uit die aard van die saak het alle aspekte van katkisasie voortdurend die aandag van die Kerkraad geniet. In verband met die katkisasie van hoërskoolleerlinge het daar algaande sekere probleme opgeduik, veral ten opsigte van die dae wat daarvoor afgestaan is. In 1967 was dit een keer per week by die hoërskool onder die persoonlike leiding van ds. Young, in 1968 bygestaan deur oudl. J. Coetzee wat verantwoordelik gestel is vir die onderrig van Kerkgeskiedenis; oudl. A. C. van der Merwe vir die Kort Begrip en oudl. N. J. J. Ludick vir Bybelgeskiedenis.

In 1951 het oudl. P. H. Viljoen, ondersteun deur ouderlinge P. J. Basson en S. P. Naude, daarvoor gepleit dat daar jaarliks net een geleentheid vir die aflegging van geloofsbelydenis moet wees. Kragtens 'n interkerklike ooreenkoms sou katkisante net by geleentheid van die nagmaalsviering in Mei belydenis van geloof kon aflê. Die ooreenkoms is vir

’n tydlank nagekom maar in Februarie 1967 is aan die Kerkraad gerapporteer dat aflegging van geloofsbelydenis op daardie stadium by een van die susterkerke in Februarie plaasvind.

In 1952 is toestemming van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkry dat kinders wat nog nie 16 jaar oud sou wees nie, aangeneem kon word tydens die inwyding van die nuwe kerkgebou in November 1952.

’n Egpaar het in 1969 en vroeg in 1970 by ds. Young in die pastorie gekatkiseer en is deur hom bekwaam bevind. In Januarie 1970 het hy by die Kerkraad toestemming gekry dat die suster in die konsistorie gedoop kon word en sy en haar man daardie middag belydenis van geloof kon doen.

**Bevordering van godsdiensonderwys op hoërskool.**

Besware teen sekere aspekte van die voorgestelde leerplan vir godsdiensonderwys op hoërskole is vanaf April 1949 op kerkraadsvergaderings geopper, veral in soverre daar besware was teen onderwysers wat Bybeluitlegging in plaas van net Bybelgeskiedenis tydens die periodes vir godsdiensonderwys sou kon gee. Ds. Young en ouderlinge P. H. Viljoen, G. J. P. van Staden en J. C. Coetzee het hul stemme oor hierdie wesentlike gevaar duidelik laat hoor. ’n Komitee is vervolgens deur die Kerkraad saamgestel om deeglik op die saak in te gaan. Dié komitee het hom in verbinding gestel met die Jeugkommissie van die Kerk, wat op sy beurt die gegronde besware van die Kerkraad onder die aandag van die Transvaalse Departement van Onderwys gebring het.

**Sending, Evangelisasie en Kerstening.**

Die aktiwiteite van die Kerkraad en gemeentelede van die Zeerust-gemeente op die terrein van die sending, evangelisasie en kerstening, het in ’n mate verband gehou met die tradisionele opvattings en houding oor sendingwerk, evangelisasie en kerstening wat oor die algemeen in ander gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk voorgekom het. Die standpunt wat deur lidmate en kerkraadslede in die loop van die jare teenoor die sake ingeneem is, was feitlik net ’n weerspieëling van opvattings wat deur Hervormde lidmate in ander gemeentes op daardie stadium gehuldig is. Dit is egter opmerklik dat die Nederduitsch Hervormde Kerk in die loop van die jare met die probleem van sending, evangelisasie en kerstening geworstel het en daaroor diepgaande besin het en algaande tot ’n eie siening en werkwyse gekom het. Aan daardie worsteling en besinning om tot ’n eie siening oor sending, evangelisasie en kerstening te kom, het die lidmate en kerkraadslede van die Zeerust-gemeente in die afgelope twee dekades ook ’n bydrae gelewer.

Die eerste keer dat daar in die notules van die Kerkraad en gemeentevergadering in die tyd van ds. Young van sending sprake was, was toe ds. W. J. Kemp in Oktober 1950 die Kerkraad in verband met sendingwerk ingelig het. Hy het die netelige saak op ’n baie objektiewe wyse

behandel en daarop gewys dat die afgevaardigdes van die gemeente na die Algemene Kerkvergadering opdragte van die Kerkraad sou moes kry ten opsigte van die standpunte wat hulle op die aanstaande Algemene Kerkvergadering moes inneem.

Op die kerkraadsvergadering van 20 Januarie 1951 is daar verdere verduidelikings in verband met die sendingwerk deur ds. Young verstrek. Daar was ook 'n omsendbrief voor die vergadering waarin gevra is vir 'n bydrae ter bestryding van die uitgawes wat aangegaan is deur die kommissie wat op die saak ingegaan het. Ouderlinge G. de Beer en P. H. Viljoen het voorgestel dat R4.40c gestuur moes word ter bestryding van die onkoste. Oudl. P. J. Basson het duidelikheidsonthalwe die aandag van die Kerkraad daarop gevestig „dat ons donasie slegs gaan vir die bestryding van onkostes en nie vir die saak nie."

Na die Algemene Kerkvergadering het oudl. Jannie Steyn in die Kerkraadsvergadering van 24 Maart 1951 verslag gedoen van die verrigtinge en, onder andere, daarop gewys dat die Kerk nie sendingwerk as sodanig sal dra nie, maar dat 'n Sendingkomitee gestig sou word om belangstellende persone te nader; net naturelle sal die evangelisasiewerk doen en nie blankes nie. Oudl. P. H. Viljoen en dia. J. H. Nieuwoudt het daarop voorgestel dat die verslag nie voor die gemeentevergadering gelê moet word nie. Op dieselfde kerkraadsvergadering het dia. Nieuwoudt en oudl. Naude voorgestel dat die deurkollekte by geleentheid van die Pinksterdiens vir die sendingsaak afgestaan word. Ouderlinge Prins en Van Staden het gevra dat hul stemme daarteen aangeteken moet word. Daarop het ouderlinge G. de Beer en Joubert voorgestel dat die Kerkraad nie 'n aanbeveling maak nie maar die saak voor die gemeentevergadering moet lê. Laasgenoemde voorstel is aanvaar. In September van dieselfde jaar het ds. F. J. van Zyl in 'n brief gevra dat die deurkollekte by geleentheid van Pinksterdienste vir evangelisasie afgestaan moet word. Op voorstel van oudl. Jannie Steyn en dia. L. J. Erasmus het die Kerkraad besluit om aan die versoek van ds. Van Zyl gehoor te gee.

In Oktober 1954 is ds. Young, oudl. Jan H. Snyman en diakens N. J. Fouché en J. H. Nieuwoudt afgevaardig na 'n Evangelisasiekonferensie op Lichtenburg. 'n Verslag van die verrigtinge en besluite van die Lichtenburgse konferensie is in Januarie 1955 deur oudl. Jan Snyman gelewer. Hy het daarop gewys dat een van die besluite van die konferensie vra dat 'n Gemeentelike Evangelisasiekommissie in elke gemeente in die lewe geroep moet word. Oudl. P. J. Basson was van mening dat so 'n voorstel voor die gemeentevergadering gelê moet word en dat diegene wat daarin geïnteresseerd is, „dan maar moet agterbly." Oudl. Mans het egter daarop gewys dat die gemeentelede na die Kerkraad vir leiding opsien. In April 1955 het die Kerkraad vervolgens besluit „dat met die gemeentevergadering gevra sal word dat alle persone wat belangstel in Evangelisasie sal saamkom om 'n Evangelisasiekommissie te kies." In uitvoering van die

kerkraadsbesluit van 16 April 1955 het ds. Young op die gemeentevergadering van 30 April gevra „dat vrywillige lede vir evangelisasie hul name moet kom opgee om sodoende 'n Komitee in die lewe te roep." Wat die reaksie op hierdie uitnodiging was, blyk nie uit die notules nie.

In Oktober van dieselfde jaar het oudl. Jan H. Snyman gevra dat die Sekretaris van Evangelisasie uitgenooi moet word om in Oktober 1956 meer inligting oor evangelisasiewerk deur die Hervormde Kerk te kom verskaf.

Afgesien van die invulling van Ringsvraelyste oor die stand van evangelisasiewerk in die gemeente en die bewilliging van 'n donasie van R5.00 vir die Evangelisasie van Nie-Christelike Volkere, het daar verder niks op die terrein van evangelisasie gebeur nie en is daar in Mei 1956 berig dat die belangstelling in evangelisasie in die Zeerust-gemeente swak is. Belangstellendes kon egter hul name op 'n lys in die konsistorie gaan opskrywe het. Die swak belangstelling het voortgeduur. Op 'n gemeentevergadering in Mei 1957 is verwys na die swak belangstelling in evangelisasie. Die saak van evangelisasie is op 'n kerkraadsvergadering van 3 Augustus 1957 bespreek deur oudl. Grobler en dia. Nieuwoudt, na aanleiding van 'n bylae wat aan die Ringsverslag gevoeg moes word en waarin die Kerkraad moes belowe om jaarliks 'n sekere bedrag vir evangelisasie by te dra. Die Kerkraad het daarop besluit „dit bly soos in die verlede en daar word alleenlik bygedra wat met die (Pinkster)diens gekollekteer word."

In 1958 het daar 'n mate van vordering aan die lig gekom. Op die kerkraadsvergadering van 26 April 1958 is die vorm van die Ringsevangelisasiekommissie voltooi, waarop die Kerkraad dia. Nieuwoudt versoek het om 'n lys van name saam te stel van persone wat in evangelisasiewerk belangstel. In Augustus 1958 het dia. Nieuwoudt die saak van die Evangelisasiekommissie in die Kerkraadsvergadering gestel en 'n beroep op die Kerkraad gedoen om so 'n kommissie saam te stel. Die kerkraadslede wat in die saak belanggestel het, is daarna gevra om ná die kerkraadsvergadering agter te bly. Blykbaar is 'n Evangelisasiekommissie daarop saamgestel. Op 25 Oktober 1958 is in die kerkraadsvergadering aangekondig dat die Evangelisasiekommissie op Sondag om 2 nm. sou vergader.

In 1959 was daar verdere roeringe op die gebied van die evangelisasie. Op 31 Januarie 1959 is 'n besluit van die Ringsvergadering en 'n omsendbrief in verband met evangelisasie onder die aandag van die Kerkraad gebring. Dia. J. H. Nieuwoudt het voorgestel dat 'n „sterk persoon" verkry moet word om die saak van evangelisasie te kom stel. Die kwessie van evangelisasie is vervolgens deur verskillende kerkraadslede bespreek en die mening gelug dat evangelisasiewerk 'n goddelike opdrag is wat nie ontduik kan en mag word nie. Daarbenewens is gesê dat die Ringsvergadering die hoër kerklike gesag is wat bevoeg is om bindende besluite ten opsigte van die betrokke gemeentes en Kerkrade te neem. Op 'n stadium

het oudl. Scheffer voorgestel dat die vergadering van die punt onder bespreking afstap en dat evangelisasiewerk in die Zeerust-gemeente 'n vrywillige saak bly.

In Augustus 1959 is die hou van 'n vergadering van die Evangelisasiekommissie in die konsistorie op 'n kerkraadsvergadering deur ouderlinge P. J. J. Basson en W. L. van der Merwe bespreek. Oudl. P. J. J. Basson het op dieselfde vergadering ook 'n donasie van R20.00 aan die Evangelisasiekommissie gegee.

Met die oog daarop dat die Evangelisasiekommissie 'n funksie tydens die volgende nagmaalsviering gereël het, het dia. J. H. Nieuwoudt in die kerkraadsvergadering van 24 Oktober 1959 toestemming gevra om die betrokke funksie op die kerkgronde te reël. Op voorstel van oud. Marais het die Kerkraad besluit om toestemming te verleen.

Vir die jare 1960 tot 1962 word daar in die notules van die Kerkraad en die gemeentevergaderings geen melding gemaak van enige aktiwiteite van die Evangelisasiekommissie nie, behalwe dat op 3 November 1962 in 'n kerkraadsvergadering verwys is na R171.00 wat jaarliks in opdrag van die Ringsvergadering deur die Zeerust-gemeente vir evangelisasiewerk bygedra moet word. Op voorstel van broeders J. Botha en M. M. J. Basson het 'n spesiale gemeentevergadering, waar die saak verduidelik en bespreek is, op 3 Januarie 1963 besluit om die verlangde bedrag te betaal.

Daarna kom daar tot in Augustus 1967 geen verdere verwysings na evangelisasie in die notules voor nie. By daardie geleentheid is 'n bespreking gehou dat die Ringsvergadering besluit het op 'n jaarlikse heffing van 25c per lidmaat vir evangelisasiedoeleindes, terwyl die Algemene Kerkvergadering op 'n jaarlikse heffing van 18c per lidmaat besluit het. Die Kerkraad het bygevolg besluit om laasgenoemde heffing te betaal. Aangesien die Ring van Zeerust egter besluit het op 'n jaarlikse heffing van 25c per lidmaat, vir kerstening, het die Kerkraad na verdere oorweging op 1 Februarie 1969 besluit om die heffing van 25c te betaal. In Oktober van dieselfde jaar is verder besluit dat die agterstallige bedrag aan die Ringskersteningsfonds ook betaal sou word. Van enige verdere aktiwiteite in die Zeerust-gemeente in belang van kerstening — wat die terme evangelisasie en sendiing vervang het — vind ons verder geen spore in die notules nie.

**Buitekerklikes.**

Die kwessie van buitekerklikes het in 1965 en die jaar daarna die aandag van die Kerkraad geniet. Op 'n kerkraadsvergadering van 7 November 1965 was daar 'n versoek van die kant van die Interkerklike Komitee dat buitekerklikes in 'n gesamentlike front gespreek moet word. 'n Verteenwoordiger van die Kerkraad is toe op die Interkerklike Komitee benoem. In Februarie 1966 is die kerkraadslede gevra dat indien hulle weet van enige buitekerklikes in hul onderskeie wyke, die Skriba van sodanige mense in kennis gestel moet word.

**Hospitaalbearbeiding.**

Op die kerkraadsvergadering van 15 Oktober 1955 het ds. Young 'n uitnodiging aan alle kerkraadslede gerig om die aanstaande inwyding van die nuwe hospitaal op Zeerust by te woon. Die totstandkoming van die hospitaal sou ook meebring dat die hospitaalpasiënte gereeld besoek sou moes word. Die dorpsouderlinge, met oudl. P. C. Grobler as sameroeper, is benoem om die werk van hospitaalbesoek te onderneem. Ook is besluit dat Die Hervormer gereeld aan die hospitaal besorg moes word, 'n gebaar waarvoor die hospitaalowerheid later hul dank per brief betuig het. In Februarie 1956 is toestemming verleen dat Bybeltekse gedruk word vir verspreiding tydens siekebesoek aan die hospitaal, terwyl siekekaartjies ook nog gedruk sou word. Daarna het die dorpsouderlinge die werk van hospitaalbearbeiding algaande onder mekaar gereël en is die werk normaalweg voortgesit, terwyl ds. Young ook gereeld besoeke aan pasiënte in die hospitaal afgelê het.

**Die Welsynskomitee.**

Die eerste verwysing na die bestaan van die Zeerustse Welsynskomitee kom voor in die notule van die kerkraadsvergadering van 11 Januarie 1948, toe mev. Young en dia. H. J. van der Merwe as verteenwoordigers van die gemeente op die komitee benoem is.

Op 'n gesamentlike vergadering van die Kerkraad en die N.H.S.V.-bestuur, later in dieselfde jaar, is verwys na probleme wat intussen ontstaan het in verband met die verpleegster wat aangestel is; oor die nut wat die Welsynskomiteeverpleegster vir die Hervormde gemeente het; oor die opname van pasiënte en oor die behoefte aan 'n inrigting op Zeerust. Oudl. P. H. Viljoen is benoem as verteenwoordiger op die Welsynskomitee in die plek van dia. M. H. J. van Staden wat as een van die verteenwoordigers van die Hervormde gemeente bedank het. Oudl. Viljoen het sekere opdragte in verband met die werksaamhede en administrasie van die Welsynskomitee ontvang.

In April 1949 het oudl. Viljoen gerapporteer dat die dienste wat deur die Welsynskomitee gelewer word, die jaarlikse geldelike bydrae van die gemeente regverdig en voorts aanbeveel dat die Kerkraad sy verbintenis met die Welsynskomitee moet behou. Hy het ook daarop gewys dat die Hervormde gemeente 75 persent van die dienste van die Welsynskomitee kry. Vir hom was dit 'n bewys dat die organisasie van die gemeente reg is en dat die N.H.S.V. goeie werk doen. Die Skriba sou egter 'n finansiële verslag van die Sekretaris van die Welsynskomitee vra vir behandeling daarvan op 'n kerkraadsvergadering. Die verslag van die verpleegster sowel as 'n finansiële verslag is op die kerkraadsvergadering van 9 April 1949 gelees en goedgekeur.

Vanaf 1950 het die aanstelling van 'n sosiale werkster na vore gekom. Die S.A.V.F. sou ook by die aanstelling betrokke wees. In Maart 1950

het ds. Young gesê dat die Kerkraad en die N.H.S.V. feitlik reeds die werk van 'n sosiale werkster doen en het dus daarop aangedring dat daar meer gegewens van die plaaslike tak van die Vrouefederasie verkry moet word. Daarom is besluit dat 'n kommissie bestaande uit oudl. P. J. Basson, dia. Blignaut, mev. S. Viljoen en oudl. P. H. Viljoen, wat in Januarie 1950 en ook in 1951 weer 'n keer as verteenwoordiger van die gemeente op die Welsynskomitee benoem is, die Bestuur van die S.A.V.F. oor die aanstelling van 'n sosiale werkster sou gaan spreek.

In Junie 1950 is die aanstelling van 'n maatskaplike werkster deur die S.A.V.F. deur die Kerkraad gesteun, terwyl mev. Young en oudl. De Beer gevra het vir meer steun aan die S.A.V.F. en dat meer susters van die Hervormde gemeente lede van die Vroufederasie op Zeerust moet word.

In September 1951 het ds. Young aan die Kerkraad gerapporteer dat die sosiale werkster goeie werk in belang van Hervormde lidmate doen.

Daarna het oudl. P. H. Viljoen aan die Kerkraad berig dat die Transvaalse Provinsiale Administrasie hopelik die dienste van die Welsynskomitee vanaf April 1956 sou oorneem. In die lig van hierdie aankondiging het ds. Young aan die hand gedoen dat 'n brief aan suster Seymore geskrywe moet word om haar vir haar dienste te bedank; dat 'n paslike geskenk aan haar oorhandig moet word; dat gepoog moet word om verdere subsidies te verkry om met die welsynsdienste aan te gaan, en indien die vertoë vir subsidies nie slaag nie, die gelde dan pro rata terug te betaal.

In April 1956 is besluit dat geen verdere donasies vir die dienste van 'n sosiale werkster bewillig sou word nie en in Oktober 1959 is besluit om jaarliks R50.00 aan die S.A.V.F. oor te betaal in plaas van die R100.00 wat gevra is.

In die kerkraadsvergadering van 22 Oktober 1960 is berig dat daar 'n ontmoeting op 12 September was tussen oudl. P. C. Grobler en mej. Visser, die sosiale werkster, en na aanleiding daarvan het ds. Young voorgestel dat die Kerkraad 'n beskrywingspunt na die aanstaande Ringsvergadering stuur waarin gevra word dat die Ring van Zeerust die moontlikheid van die aanstelling van 'n sosiale werkster moet oorweeg. Die laaste verwysing in die notules na hierdie aangeleentheid is wanneer die Kerkraad in April 1963 R50.00 aan die Vrouefederasie bewillig het.

**Teruggekeerde Angola-Boere.**

In die jare 1958 tot 1963 het die Kerkraad hulp verleen aan enkele gevalle van teruggekeerde Angola-Boere. In April 1958 is R10.00 vir hulp aan hulle gestem. Na aanleiding van 'n brief van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering is op 31 Januarie 1959 deur die Kerkraad besluit om aanvanklik aansoek te doen vir een huisgesin en sodra dié gesin gevestig is, vir 'n volgende gesin aansoek te doen.

In April is die Angola-Boere-huisgesin deur die Kerkraad bespreek en na die Finansiële Kommissie vir verdere aandag verwys. Intussen sou telefonies met ds. P. M. Smith kontak gemaak word om meer inligting vir die vergadering van die Finansiële Komitee te verkry. In Augustus van dieselfde jaar was die gesin uit Angola geplaas. Die man was feitlik blind en kon bygevolg geen werk kry nie. Goedere is gekollekteer; R50.00 is deur die Ring van Zeerust beskikbaar gestel en 'n plaaswoning, aangebied deur dia. Snyman is vir die gesin gemeubileer. In Februarie 1960 was die Hamman-gesin uit Angola goed versorg en het die gesin ook 'n redelike pensioen vir blindes ontvang. Na aanleiding van 'n navraag het die kerkraadsvergadering op 9 Februarie 1963 geantwoord dat daar geen ander immigrante in die Zeerust-gemeente was nie behalwe die Hamman-gesin uit Angola en 'n gesin Van Vuuren in die Klippan-wyk.

**Ou Mense-funksie.**

Op 23 November 1961 is 'n funksie vir die ou mense van Zeerust in die N.G.-Kerksaal gereël.

**Ouetehuis vir Zeerust.**

Kort na die koms van ds. Young na Zeerust het die Kerkraad op 13 April 1947 die saak van die ouetehuis bespreek. Daar is toe besluit om vir tyd en wyl met hierdie saak te wag. Daarna het die totstandkoming van 'n ouetehuis op Zeerust eers weer in November 1966 na vore gekom toe oudl. P. D. van der Merwe in 'n kerkraadsvergadering die vraag gestel het of die geboue van die Marico Koshuis, na die sluiting van die koshuis, nie vir die doeleindes van 'n Ouetehuis gebruik kon word nie. Die voorstel sou daarna op vergaderings van die Finansiële Kommissie en die N.H.S.V.-bestuur bespreek word.

In Februarie 1967 het dia. B. J. van Staden in 'n kerkraadsvergadering ook die gedagte uitgespreek dat die Marico Koshuis in 'n Ouetehuis omskep moet word, ofskoon hy sekere praktiese probleme voorsien het. In dieselfde vergadering het hy ook sy voorstel teruggetrek en 'n ander voorstel van oudl. Van Staden gesteun.

Die gedagte aan 'n Ouetehuis vir Zeerust het egter nog steeds aandag gekry en in Oktober 1968 het ds. Young in 'n kerkraadsvergadering daarop gewys dat 'n Ouetehuis hopelik in 1969 gebou sou word. Kerkraadslede is versoek om vorms te neem en name te verkry van mense in hul onderskeie wyke wat moontlik van 'n Ouetehuis op Zeerust gebruik sou wil maak. Die voltooide vorms moes so spoedig moontlik na uitreiking terugbesorg word.

In Januarie 1970 het ds. Young in 'n kerkraadsvergadering bekend gemaak dat 'n Ouetehuis op Zeerust gebou sou word op voorwaarde dat daar tenminste 36 name van persone gevind kon word wat van 'n Ouetehuis op die dorp gebruik sou wil maak. Die maatskaplike werkster kon egter nie daarin slaag om die vereiste aantal name te kry nie.

**Dranklisensie vir gholfklub.**

Na aanleiding van 'n brief van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente Zeerust waarin gevra is vir gesamentlike optrede om te verhoed dat 'n dranklisensie aan die plaaslike gholfklub toegeken word, is op 2 Oktober 1956 eenparig besluit om die steun van die Kerkraad toe te sê en dat twee ouderlinge hulle by die afvaardiging sou voeg. Die gevolg van die gesamentlike optrede was dat 'n dranklisensie aan die gholfklub geweier is. Op die kerkraadsvergadering van 4 Februarie 1956 het ds. Young sy dank uitgespreek teenoor die Dorpskerkraadslede en oudl. P. C. Grobler vir hul aandeel in die geslaagde vertoë.

**Die Interkerklike Komitee.**

Nadat die verteenwoordigers van die Afrikaanse susterkerke van Zeerust in die tweede helfte van 1955 vertoë gerig het teen die toekenning van 'n dranklisensie aan die plaaslike gholfklub en welslae behaal het, het die gedagte ontstaan vir die stigting van 'n Interkerklike Komitee op Zeerust met die doel om sosiale euwels te bestry. Die wenslikheid vir die stigting van so 'n komitee is aanvanklik voorgestel in 'n brief van die Skriba van die Gereformeerde Kerk. Daarin het hy die benoeming gevra van twee lede van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust. In die kerkraadsvergadering van 4 Februarie 1956 het oudl. P. C. Grobler die standpunt ingeneem dat indien die drie susterkerke in 1955 nie saamgewerk het nie, kon die sukses met die weiering van die dranklisensie aan die gholfklub beslis nie behaal gewees het nie. Daarop het oudl. P. C. Grobler en dia. L. J. Erasmus jr. voorgestel dat die voorgestelde Interkerklike Komitee deur die Kerkraad ondersteun word. Die voorstel is aanvaar en ds. Young en oudl. P. C. Grobler as afgevaardigde lede van die Interkerklike Komitee benoem.

In April 1956 is aan die Kerkraad berig dat die Interkerklike Komitee gekonstitueer is en dat die eerste sake reeds aandag gekry het. Vir een of ander rede het ds. Young en oudl. Grobler, as verteenwoordigers van die Kerkraad op die Interkerklike Komitee in Augustus 1958 aanbeveel dat die gemeente hom aan die Interkerklike Komitee onttrek, wat toe gebeur het. In Januarie 1959 het die Interkerklike Komitee nie meer gefunksioneer nie. In 'n kerkraadsvergadering van 1 Februarie 1969 — tien jaar later — het ds. Young melding gemaak van 'n Bybelstudiekring wat deur die Interkerklike Komitee in die lewe geroep is en waar kerklike aangeleenthede van tyd tot tyd bespreek sou word.

**Dingaansfeesterrein.**

Toe dit in 1961 bekend geword het dat die Dingaansfeesterrein deur 'n moontlike vervreemding van die grond vir die doeleindes van 'n inryteater in die gedrang sou kom, is 'n afvaardiging, bestaande uit ds. Young en drie kerkraadslede (P. C. Grobler, W. L. van der Merwe en Scheffer) be-

noem om die plaaslike L.P.R. so spoedig moontlik te gaan spreek. Die saak is mettertyd, na 'n formele ooreenkoms, tot die tevredenheid van al die betrokkenes, opgelos.

**Kerkvisitasie.**

Op 2 November 1965 het 'n kerkvisitasie aan die gemeente plaasgevind, die eerste een waarvan in die notules melding gemaak is.

**Kwartaal- en Gemeenteblad.**

In Julie 1947 het die Kerkraad besluit om die Kwartaalblad gratis onder die gemeentelede te versprei. In die blad sou, onder andere, die diensreëlings van ds. Young bekend gemaak word. In die volgende jaar is vrywillige geldelike bydraes van die gemeentelede gevra met die oog op gratis uitgee en verspreiding van die blad.

Die redaksionele werksaamhede het teen April 1949 in so 'n mate uitgebrei dat die Skriba gevra het dat 'n nuwe redaksie gekies moes word om met die uitgee en verspreiding van die blad behulpsaam te wees. Die saak is op voorstel van oudl. P. H. Viljoen aan die Finansiële Kommissie oorgelaat om met 'n tikster reëlinigs te tref. Nadat oudl. P. H. Viljoen weer 'n keer in September 1950 hulp gevra het met die uitgee en verspreiding van die Gemeeneblad en Die Hervormer, het ds. Young in Januarie 1951 die Kerkraad daarop gewys dat die werk in verband met die uitgee en verspreiding van die Gemeenteblad baie toegeneem het en dat die Skriba hulp verlang. Daarop is 'n kommissie, bestaande uit oudl. G. de Beer, dia. P. J. D. Steyn dia. W. Vosser en br. Jurie Grobler, deur die Kerkraad benoem.

Die publikasie van die Gemeenteblad is aan die begin van 1953 gestaak nadat die Kerkraad 'n besluit geneem het dat die blad nie langer uitgegee sou word nie.

Na aanleiding van die finansiële verslag, is in April 1959 op 'n kerkraadsvergadering gevra dat die Kwartaalblad weer moet verskyn en dat alle dankofferbydraes daarin gepubliseer moet word. Die publikasie is sterk aanbeveel deur die Kerkraad en later in die jaar is die herverskyning ook sterk deur die Finansiële Kommissie aanbeveel. Vroeg in 1962 het die blad weer verskyn.

Daarna het dit vir 'n tydlank weer 'n keer nie verskyn nie. In 1965 word vir die eerste keer melding gemaak van 'n Gemeenteblad. In 1969 is die „Kwartaalblaadjie" deur die N.H.J.V.-lede getik en afgerol teen 5c per eksemplaar. Kerkraadslede is gevra om die blaadjie teen 5c per eksemplaar in hul onderskeie wyke te versprei. In April 1970 is op voorstel van ouderlinge T. F. Coertze en N. J. Ludick voorgestel dat R10.00 elke kwartaal aan die N.H.J.V. bewillig moes word vir die bestryding van uitgawes wat met die tik, afrol en bind van die Kwartaalblaadjie gepaard gegaan het.

In Julie 1947 het ds. Young van die Kerkraad goedkeuring gekry vir die aankoop van 'n afrolmasjien, waarvan hy die aankoop op daardie stadium reeds aangegaan het. Die afrolmasjien, waarvan hy die aankoop op

daardie stadium reeds aangegaan het. Die afrolmasjien was blykbaar aangekoop met die oog op die uitgee van die destydse Kwartaalblad, waarvan die gratis verspreiding in dieselfde kerkraadsvergadering goedgekeur is. In dieselfde kerkraadsvergadering is ook reëlings getref vir die aankoop van 'n draagbare tikmasjien by wyse van tender. 'n Underwood sou in Julie 1948 deur die Skriba van die firma Hortor's teen R58.00 aangekoop word. Twintig jaar later, is op 10 Februarie 1968 aan die Kerkraad gerapporteer dat die afrolmasjien intussen baie verouderd geraak het en nie meer aan die vereistes van 'n afrolmasjien beantwoord het nie! Die aankoop van 'n afrolmasjien is egter op daardie tydstip vir later oorgelaat.

**Almanak met Traktementskaart.**

Die druk van 'n Almanak met 'n traktementskaart agterop is in November 1952 goedgekeur, opgestel deur ds. Young en ouderlinge P. J. Basson, W. L. van der Merwe en P. H. Viljoen. Hulle sou ook sorg vir die druk daarvan.

**Almanak vir 1958.**

In 1957 is 'n Almanak gepubliseer met interessante inligting oor die gemeentelike ampsdraers, organisasie, diensreëlings en historiese inligting by foto's van die nuwe en ou kerkgeboue; Kerkraad, N.H.S.V.-, N.H.J.V.- en Marico Koshuisbestuur; Finansiële Kommissie en die Sondagskoolpersoneel soos op 26 Oktober 1957; sowel as die Boukommissie soos op 8 November 1952; die pastoriegesin, 'n gedeelte van die binnekant van die nuwe kerkgebou en vroeëre predikante van Zeerust-gemeente.

**Ottoshoop.**

Op voorstel van ouderlinge J. H. Snyman en G. J. P. van Staden het die Kerkraad op 10 Januarie 1947 besluit om die bou van 'n kerksaal op Ottoshoop in oorweging te neem. Drie maande later is die saak weer 'n keer deeglik deur die Kerkraad bespreek. Op voorstel van M. H. J. van der Merwe en J. H. Nieuwoudt is besluit om dadelik te begin met „die bou van die saal", terwyl 'n kommissie, bestaande uit G. J. P. van Staden, J. H. Nieuwoudt, P. H. Viljoen, L. J. Erasmus en ds. Young benoem is om verder oor die bou van 'n kerksaal te handel. Op die gemeentevergadering wat op dieselfde dag, 12 April 1947, gehou is en waar ds. Young die kerkraadsbesluit in verband met die bou van die kerksaal op Ottoshoop voorgedra het, is op voorstel van J. G. Benade en W. J. J. Botha eenparig besluit om dadelik 'n begin te maak met die bou daarvan. Terselfdertyd is M. M. J. Basson en R. J. Benade as lede op die reeds benoemde Boukommissie gevoeg.

In die loop van die jaar is daar egter 'n brief van die Registrateur van Aktes ontvang waarin hy gemeld het dat die betrokke erwe waarop die kerksaal gebou sou word, nie op naam van die Nederduitsch Hervormde Kerk geregistreer is nie maar wel op naam van die Kerk gereserveer is. Hierdie omstandigheid het daartoe gelei dat daar op daardie stadium nie

met die bou van die kerksaal voortgegaan kon word nie. Die Boukommissie moes eers werk daarvan maak om die nodige kaart en transport van die erwe te kry.

Eers in Januarie 1950 is aan die Kerkraad gerapporteer dat oudl. P. H. Viljoen namens die Kerkraad alle dokumente in verband met die transportering van die erwe op Ottoshoop op naam van die Nederduitsch Hervormde Kerk geteken het. Later in dieselfde jaar is die Kroongrondbrief ten gunste van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust uitgereik.

Nadat die Kerkraad in die begin van 1950 kennis geneem het van die skenking van grond op Ottoshoop deur br. Weyer, het ds. Young en die kerkraadslede van Ottoshoop en Klippan opdrag van die Kerkraad gekry om sake in verband met die Weyer-skenking verder te reël. In Maart is berig dat die skenking in die nabye toekoms sou geskied en dat die besonderhede van die skenking op daardie stadium nog nie bekend was nie. In Maart 1951 is aan die Kerkraad berig dat die Weyer-grond net vir kerkboudoeleindes verkry kon word. Die saak is voorlopig daargelaat. Drie maande later het oudl. Jannie Steyn aan die Kerkraad meegedeel dat die sg. Weyer-grond gekry kon word op voorwaarde dat die gemeente dadelik begin bou. Die saak is op daardie stadium nie verder gevoer nie met 'n versoek aan oudl. Steyn om weer oor die saak van die skenking te praat.

'n Orreltjie vir kerkgeleenthede op Ottoshoop is in 1949 deur mev. Visagie geskenk. Sy en mev. Engelbrecht is vir die skenking bedank. Na aanleiding van 'n mededeling deur oudl. Van Staden op 'n kerkraadsvergadering op 13 Februarie 1965 is besluit dat die orreltjie in die kerkstoorkamer opgeberg word.

**Nietverdiend.**

In November 1965 het ds. Scholtz van die Ned. Geref. Gemeente Nietverdiend in 'n brief hul kerkgebou op Nietverdiend aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust vir gebruik met buitedienste aangebied. Op voorstel van ouderlinge P. C. Grobler en P. J. Basson is die vriendelike aanbod met dank aanvaar.

**Maritzani.**

Vanaf 1947 is Nagmaal deur ds. Young op Maritzani bedien.

**Mafeking.**

Vanaf 1952 is daar deur die Kerkraad aandag gegee aan die grenslyn tussen Mafeking- en Zeerust-gemeentes. In 1955 het die Ringsvergadering ook aandag aan die saak gegee. In die versoek tot grensverandering is gevra vir 'n grensverskuiwing van 15 myl, reguit en ewewydig met die destyds bestaande lyn tussen die twee gemeentes. In die kerkraadsvergadering van 6 Augustus 1955 het ds. Young die opmerking gemaak dat die saak nie gesond is nie, veral in soverre as wat een gemeente sy grense ten koste van 'n ander gemeente wil uitbrei. Hy het ook daarop gewys dat die lidmate van Zeerust-gemeente wat deur 'n grensverandering geraak sou

word, nog nooit ten gunste van 'n grensverskuiwing was nie. In April 1961 is 'n kommissie, bestaande uit ds. Young, die Skriba en die betrokke wykskerkraadslede (oudl. G. van Staden en J. H. Nieuwoudt) en ouderlinge W. L. van der Merwe en P. J. Basson as verteenwoordigers van die Kerkraad benoem met die opdrag om aandag te gee aan die grens tussen Zeerust- en Mafeking-gemeentes.

Die kommissie het vervolgens op 11 Mei 1961 in die woonhuis van dia. Nieuwoudt op die plaas Bultfontein vergader, met ds. Young as Voorsitter. Op daardie vergadering van verteenwoordigers van die twee gemeentes is as volg oor die grenslyn ooreengekom: Die grens van Lichtenburg-Malopo-Oog, Noord-Seekoeigat, Uitzicht, Klipplaat, Olievendraai; Suid- en Wesgrense van Putjieslaagte met die grootpad tot by Buurmansdrift-Jagersfontein-aansluiting, met die Jagersfonteinpad tot by die plaas De Eg. Die families Benson, Redelinghuis en Huyser sou nog in die Zeerust-gemeente bly solank hulle in daardie gebied woon. Die Zeerust-afgevaardigdes, ds. Young, die Skriba (J. G. Swanepoel), ouderlinge P. J. Basson, G. van Staden en dia. Nieuwoudt kon die grens nie verder bespreek nie aangesien hulle daartoe geen opdrag gehad het nie.

Nadat ds. Young in 1960 Nagmaal op Mafeking bedien het ,het hy ook in 1961 vir ds. Dawid Dreyer as predikant van Mafeking bevestig.

**Lobatsi.**

Nadat in April 1956 'n versoekskrif van lidmate op Lobatsi en omgewing voor die Kerkraad gedien het waarin hulle gevra het om onder die Zeerust-gemeente te mag ressorteer en die versoek toegestaan is op voorwaarde dat die opname deur die Ringsvergadering goedgekeur word, is die kerkraadslede vir die Lobatsi-wyk op 'n spesiale gemeentevergadering op 3 Junie 1956 gekies en op 5 Augustus voorgestel, naamlik C. J. van Zyl as ouderling en J. G. Bender as diaken.

Daarna is daar een keer elke jaar op Lobatsi Nagmaal en Doop deur ds Young bedien. In 1958 was daar sprake dat die Lobatsi-wyk by Mafeking-gemeente gevoeg sou word. Die betrokke lidmate het egter verkies om onder Zeerust-gemeente te ressorteer. By geleenthede is van die kerkgebou van die Ned. Geref. Gemeente op Lobatsi gebruik gemaak.

Op die kerkraadsvergadering van 3 Mei 1965 het oudl. G. J. P. van Staden bedenkinge uitgespreek oor die bediening van Nagmaal op Lobatsi. Die Kerkraad het egter geen formele besluit na aanleiding van die bedenkings van oudl. Van Staden geneem nie.

**Verhouding tot susterkerke.**

In 1958 het die Kerkraad kennis geneem van die feit dat die plaaslike Ned. Geref. Gemeente tydens die aanbou van sy nuwe kerkgebou vir 'n tydlank sonder 'n eie kerkgebou sou wees. Ds. Young is opgedra om die

Hervormde kerkgebou vir die bediening van die Nagmaal en die hou van gewone eredienste aan te bied. Daarna het ds. Scholtz en sy gemeente verskillende kere van die Hervormde kerkgebou gebruik gemaak. By geleentheid van die inwyding van die nuwe Ned. Geref. kerkgebou op 2 Augustus 1958, is die Nederduitsch Hervormde gemeente deur oudl. S. F. Marais verteenwoordig.

Ook ds. Van der Lingen van die plaaslike Gereformeerde Gemeente het in Augustus 1953 van die Hervormde kerkgebou gebruik gemaak.

**Terugkeer uit die Sektekerke.**

In die loop van die jare was daar drie gevalle van persone wat aan die Apostoliese Geloofsending behoort het en op 'n stadium te kenne gegee het dat hulle na die Nederduitsch Hervormde Kerk wou terugkeer. In 1947, 1948 en in 1960 is toestemming deur die Kerkraad daartoe verleen en is die persone na aflegging van belydenis weer in die gemeente opgeneem.

**Die Roomskatolisisme.**

Op 4 Oktober 1950 is ds. Young, oudl. Jannie Steyn en dia. J. H. Nieuwoudt afgevaardig na 'n kongres oor die Rooms-Katolieke Kerk wat in Pretoria gehou sou word. Ds. Young en oudl. Steyn het die kongres bygewoon en ds. Young het in sy verslag oor die kongres gewys op die gevare wat die Rooms-Katolieke Kerk vir die Protestantse Kerke inhou. Hy het veral sterk daarop aangedring dat die kerkraadslede moet toesien dat kinders van die gemeente onder geen omstandighede na Rooms-Katolieke skole gestuur word nie.

**Boeke en Boekverspreiding.**

Verskillende boeke is in die loop van die jare onder gemeentelede versprei. Dia. L. J. Erasmus is in 1954 as boekverspreider aangewys. In 1958 is aan die firma H.A.U.M. van Pretoria toestemming verleen om tydens 'n Ringsitting op Zeerust 'n boekuitstalling te hou.

**Ongewenste Lektuur.**

In die loop van die jare het ds. Yóung telkens in die openbaar en in die privaat gewaarsku teen ongesonde en ongewenste leesstof.

**Amptelike Kerklike Publikasies.**

In die loop van die jare het die Kerkraad sy heelhartige medewerking verleen in die verspreiding van die Almanak, Die Hervormer, die N.H.S.V.-Blad en die Van der Hoff Jaarblad, terwyl die interkerklike blad, Antikom, op voorstel van M. M. J. Basson vanaf 1970 ook onder gemeentelede versprei word.

Die Hervormer het vanaf April 1947 tot op datum telkens aandag van die Kerkraad gekry. Aandag is gegee aan die verspreiding, werwing van intekenare, insameling van intekengelde, ongereelde aflewering by tye, aan die inhoud, formaat en gemeentenuus. Vanaf 1948 is kommissies vir

verspreiding aangestel. Met die verskyning van Die Nuusbrief, onder redaksie van ds. Smith, Kompilator vir Kerklike Beriggewing, het die Kerkraad op 27 April 1968 dit as sy opinie uitgespreek dat Die Nuusbrief liefs in Die Hervormer geplaas moet word. Terselfdertyd is genoem dat die moontlike tweeweeklikse verskyning van Die Hervormer deur baie lidmate verwelkom sal word.

**Die Transvaler se Kersfeesfonds.**

Die Transvaler se Kersfeesfonds is vanaf 1947 ondersteun toe R20.00 op voorstel van P. J. Basson en R. C. Joubert vir dié doel bewillig is. Blykbaar is daar in 1962 navraag gedoen of die Kersfeesfonds enige politieke doelstellings bevorder. Ds. Young het op 'n gemeentevergadering van 5 Mei 1962 die lidmaat wat navraag gedoen het, gerus gestel dat die Transvaler se Kersfeesfonds „geen politieke saak" is nie.

**Drukpers.**

Die totstandkoming van 'n eie drukpers vir die Nederduitsch Hervormde Kerk is op die kerkraadsvergadering van 10 Januarie 1948 gesteun toe 'n beskrywingspunt oor die saak aan die Ringsvergadering sowel as die Algemene Kerkvergadering as volg geformuleer is: „Die Kerkraad vra met die oog op die uitgee van Ons Jeugblad, Die Hervormer en Die Christelike Vrou, om werk te maak met die aankoop van 'n eie Drukpers."

Vandag beskik die Nederduitsch Hervormde Kerk oor die N.H.W.-Pers wat in Pretoria in ruim, gerieflike geboue op 'n groot perseel gehuisves is. Daar word al die drukwerk van die Kerk onder leiding van bekwame administratiewe personeel en vakmanne voorberei en gedruk. Hierdie gedenkboek is ook 'n produk van die N.H.W.-Pers.

**Die Weeshuis op Krugersdorp.**

Die Zeerustse Gemeente het steeds blyke gegee van 'n diepgaande belangstelling in die Krugersdorpse Weeshuis. In die tyd van ds. Young het dit in 1948 begin toe die Kerkraad in September besluit het om op versoek van ds. Young 'n kersgeskenk in die vorm van seep aan die Weeshuis te gee. Die diakens is gevra om tydens hul insameling van dankofferbydraes ook terselfdertyd seep vir die Weeshuis te kollekteer. Hierdie eerste seepkollekte was 'n groot sukses. In April 1949 het ds. Young die dank van mnr. A. B. van N. Herbst, Besturende Direkteur van die Weeshuis, aan die Kerkraad oorgebring. In 1950 is 'n teekollekte vir die Weeshuis gehou. Daarna is bygedra by wyse van die jaarlikse kollekteboekies wat ten behoewe van die Weeshuis uitgestuur is.

In 1960 het die nuwe stelsel in werking gekom met die besluit van die Algemene Kerkvergadering dat elke gemeente hom verantwoordelik moet hou vir die versorging van een weeshuiskind. Op voorstel van ouderlinge N. J. Ludick en P. D. van der Merwe is besluit dat die gemeente jaarliks R280.00 aan die Weeshuis stuur. Op voorstel van dia. G. J. Vosser, kassier van die gemeente, sou die betaling jaarliks uit die Diakoniefonds gedelg word. Die eerste bedrag van R288.00 vir die onderhoud van een weeshuiskind is bygevolg in Januarie 1970 gestuur.

**Ondersteuningsraad.**

Nadat in Oktober 1950 deur die Kerkraad kennis geneem is van 'n brief van die Ondersteuningsraad, is daar in 1951 'n donasie van R10.00 gestuur en in 1952 'n donasie van R12.00.

**Ons Tuis.**

Twee verwysings kom in die notules voor na Ons Tuis: in 1952 toe gemeld is dat 'n straatkollekte ten bate van die inrigting reeds gehou is, en in 1956 toe 'n donasie van R5.00 gestuur is.

**Donasies aan Nederduitsch Hervormde Gemeentes.**

In die tyd van ds. Young is 'n donasie van R50.00 gemaak aan Kuruman-gemeente as 'n hulpbehoewende gemeente (1957); aan Windhoek-gemeente R10.00 (1958); aan Kimberley-gemeente R40.00 (1963) en R10.00 (1965); aan Fort Victoria-gemeente R20.00 (1963) en aan Port Elizabeth-gemeente R20.00 (1967) en R50.00 (1968). In die sestiger jare het dia. R. A. Swart en oudl. L. J. Erasmus sr. in hul private hoedanigheid ook skenkings aan Kimberley-gemeente gemaak.

Deur die donasies het die Kerkraad en lidmate van die gemeente blyke gegee dat hulle meelewe met ander Hervormde gemeentes wat op sekere stadiums geldelike hulp nodig gehad het.

**Bybelverspreiding.**

In 1956 het oudl. P. C. Grobler namens die Kerkraad 24 Bybels aan die plaaslike hoërskool geskenk waarvoor die skool sy dank betuig het. In die sestiger jare is gunstig gereageer op omsendbriewe van ds. Abr.Ras in verband met bydraes aan die S.A. Bybelgenootskap. Sekere Sondagskoolkollektes is vir dié doel bewillig.

**Argiefbewaarplek.**

In antwoord op 'n brief van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering is in April 1959 R100.00 gestuur vir die oprigting van 'n Argiefbewaarplek vir die Nederduitsch Hervormde Kerk, terwyl die balans van R100.00 op 'n latere geleentheid gestuur sou word. In daardie jare het nie net 'n Argiefbewaarplek, soos oorspronklik in die vooruitsig gestel is, tot stand gekom nie, maar is die Dirk van der Hoff-gebou opgerig waarin huisvesting verleen word aan die Kantoor van die Administrateur, die Afdeling vir Interne Oudit, die kantore van die Skriba vir die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, die Weeshuisbouers, die N.H.S.V.-hoofkantoor, die Konserwatorium vir Musiek, die Argiefbewaarplek en S. P. Engelbrecht-museun, terwyl daar ook voorsiening gemaak is vir 'n ruim saal waarin, onder andere, die Algemene Kerkvergadering elke drie jaar vergader.

**Donasies.**

Soos dit in elke gemeente die geval is, is in die loop van die jare deur die Zeerust-gemeente ook verskillende verdienstelike buitekerklike en volksorganisasies by wyse van donasies gesteun. In Oktober 1947 is 'n

donasie gestuur aan die Daisyfield-kinderhuis; in Julie 1948 aan die Sentrale Dingaansfeeskommissie vir die oprigting van die Hendrik Potgieter-monument; in 1949 aan die Mafeking-grafteherstelkommissie en daarna weer bedrae in 1952 en 1957 en ook bedrae vir die Poliofonds en Antikommunistiese Aksiekomitee. 'n Bydrae aan die S.A.V.F. vir die oprigting van speelkamers in Augustus 1955 het ds. Young as volg gemotiveer: „Ons is verplig om te sorg vir kinders van ons werkende moeders anders gryp die Roomse Kerk in wat dan later teen ons sal tel."

Vanaf 1955 is donasies gegee aan die Raad vir Kerkmusiek; aan die S.A.V.F. vir speelkamers; vir die herstel van die kerkgebou van Calvyn; aan die Immigrantekomitee; vir die Vrede van Vereeniging-Gedenkteken; aan die Jan Kriel Skool vir Epileptici; aan die Kreupelsorg-vereniging; aan die Skool vir Blindes; aan die Blindesorg-vereniging; aan die S.A. Raad vir Dowes; aan die Ned. Z. A. Werkgemeenskap; aan die Pastoor Wurmbrand-fonds en aan die Weskaapland-Noodhulpfonds.

Die bedrae, sommige klein en ander betreklik ruim, wat in die loop van die jare uitbetaal is, is verkry uit gewone fondse, by wyse van gewone en spesiale kollektes, en by verskillende geleenthede het kerkraadslede sekere bedrae uit hul eie sakke aangevul. Op 25 Oktober 1969 het die Kerkraad besluit dat donasies gegee sou word soos omstandighede dit mag bepaal.

Die weiering om donasies te gee aan die RDB, die Voortrekkerstrandfonds, die President Steyn-huldigingsfonds, die S.A. Beskermingsbond en aan die Belastingbetalersvereniging is telkens op sinvolle wyse gemotiveer.

**Organisasies gesteun.**

Op verskillende maniere is deur die Kerkraad en lidmate steun verleen aan organisasies soos die Burgergraftekommissie (1947), Rapportryersfees, by wyse van 'n gesamentlike erediens op 4 Desember 1949 op Mosega; Kultuurkongres, Bloemfontein (1948); Voortsettingsklasse (1950); S.A.V.F. en Lenteskool (1954); SABRA (1954); Skakelkomitee (1954); SANRA (1960); Republiekfeeskommissie van die Zeerustse Stadsraad (1965); F.A.K. (1967) en die Volkskongres oor Onderwyswet 39 (1969). Die standpunt van die Kerkraad op die kongres, verteenwoordig deur ds. Young en oudl. P. C. Grobler, was dat die onderwys Christelik en volksgebonde moet wees. Ook is medewerking verleen met die opstelling van naamlyste van gesneuweldes in die Tweede Vryheidsoorlog. Op die kerkraadsvergadering van 14 Januarie 1950 het ds. Young gesê dat die lyste „later miskien kan gebruik word vir ons toekomstige museum", en dat die inligting so spoedig moontlik teruggestuur moet word. Die steun aan die verskillende bogenoemde organisasies was meesal in die vorm van verteenwoordiging deur ds. Young of enkele van die kerkraadslede.

**Die ou kerkgebou.**

In die oudste bewaargeblewe notuleboek van kerkraads- en gemeentevergaderings van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust),

wat in November 1902 in gebruik geneem is, het ds. Jac van Belkum voorin die volgende aantekening gemaak: „De notulen van de Gemeente vóór 1899 zyn in den oorlog van 1898-1902 verloren geraakt.” Hierdeur het ’n belangrike bron vir die bestudering en beskrywing van die geskiedenis van Zeerust-gemeente vir die tydperk voor 1899, verlore gegaan. ’n Belangrike



Die historiese ou kerkgebou, 1869-1969.

gedeelte van die geskiedenis van die ou kerkgebou, wat vanaf 1871 in daardie ou notuleboek weerspieël is, sal daarom vir ons altyd ’n geslote boek bly. Daar bestaan selfs ’n moontlikheid dat die aktiwiteite van die „plaaslike Kerkraad”, wat tot in 1871 gefunksioneer het en wat vermoedelik verantwoordelik was vir die oprigting van die ou kerkgebou teen die einde van die sestiger jare, in dié verlore notuleboek genotuleer is.

Dit is nietemin bekend dat die Kerkraad, onder leiding van ds. De Vries, in 1876 besluit het om die kerkgebou, waarvan die hoeksteen in

April 1869 deur ds. Dirk van der Hoff gelê is, te vergroot. Wat die presiese aard van die vergroting was en op watter tydstip daar uitvoering aan die kerkraadsbesluit gegee is, is nie bekend nie. Daar bestaan selfs 'n moontlikheid dat die beplande veranderings aan die kerkgebou eers ná die vertrek van ds. De Vries in 1884 aangebring is, moontlik selfs eers in die negentiger jare tydens die predikantskap van ds. Van Belkum.

Die enigste leidraad in hierdie verband is die foto wat H. F. Gros, 'n Pretoriase fotograaf wat in 1877 na Pretoria gekom het en in 1895 na Engeland terug is, in die tagtiger of negentiger jare van Zeerust geneem het. Waar die eenvoudige en tipiese kruiskerkgebou met sy grasdak op die Gros-foto voorkom, en die suidelike gedeelte van die Casper Coetzee-skans ook nog duidelik sigbaar is, toon 'n foto van die kerkgebou en kerkplein wat aan die begin van hierdie eeu geneem is, steunbere op die verskillende hoeke van die gebou en 'n aanbousel met 'n toring by die hoofingang aan die straatkant. Dit is duidelik dat die aanbouings, en moontlik ook inwendige veranderings, tot stand gekom het nadat die foto van Gros geneem is. Aangesien die Anglikaanse kerkgebou, met sy konsistorie (vestry), wat in 1884 aangebou is, op die Gros-foto voorkom, moes die foto in, of ná 1884 geneem gewees het.

In die daaropvolgende jare, veral vanaf die begin van hierdie eeu tot in die tyd van ds. Steenekamp, is algaande aandag aan die plafon en ander inwendige aspekte van die kerkgebou gegee. Uiteindelik het ds. Steenekamp en sy Kerkraad in die tweede helfte van die dertiger jare die aanbousel vir die toring deur argitek Geers laat herontwerp, dit hoër gebou as wat dit vir baie jare was en 'n ander toring laat opsit. Daardeur is die voorkoms van die ou kerkgebou, uit 'n estetiese oogpunt, aanmerklik verbeter en was dit die bekende vooraansig van die historiese kerkgebou waarmee die gemeentelede en inwoners van Zeerust, sowel as die besoekers aan die dorp, oor 'n tydperk van dertig jaar kennis mee gemaak het.

Ten tye van die koms van ds. Young na Zeerust, het die Hervormde gemeente so pas sy vyf en sewentigjarige bestaan gevier en is daar ook intussen stemme gehoor wat begin aandring het op die oprigting van 'n nuwe kerkgebou wat beter sou kon beantwoord aan die vereistes vir 'n doeltreffende, ruim en moderne kerkgebou. Terselfdertyd is ook die gedagte uitgespreek dat die historiese ou kerkgebou gesloop en die nuwe kerkgebou op dieselfde historiese kerkplein opgerig moes word. Dan is daar ook die mening uitgespreek dat die terrein van „De Pastorie" verkoop en 'n nuwe kerkgebou in dieselfde omgewing van die „ou dorp" of elders in Zeerust-dorp opgerig moes word, dieselfde gedagte wat reeds voor en tydens die dienstyd van ds. Van Drimmelen uitgespreek is. Op een stadium is selfs 'n kommissie aangewys wat op die hele aangeleentheid moes ingaan en aan die Kerkraad verslag moes doen. In Januarie 1911 het die gemeentevergadering egter besluit om „onder geen omstandighede deze Kerk en plein te verkoopen."

Teen hierdie agtergrond het die kerkraadsvergadering van 12 April 1947 — die eerste kerkraadsvergadering na die bevestiging van ds. Young — kennis geneem van 'n brief van prof. ds. S. P. Engelbrecht. Die vorige jaar het hy met die oog op die publikasie van 'n brosjure oor die geskiedenis van die Zeerust-gemeente, deeglik kennis gemaak met die geskiedenis van die ou kerkgebou. In sy brief aan die Kerkraad het hy opnuut gewys op die historiese waarde en belangrikheid van die ou kerkgebou en ernstig by die Kerkraad gepleit om toe te sien dat die ou kerkgebou in die toekoms nie verder verbreek en ook nie gesloop sou word nie. Verder het hy aan die hand gedoen dat die historiese ou kerkgebou, na die oprigting en ingebruikneming van die nuwe kerkgebou, as 'n museum ingerig word. Die Kerkraad het besluit om die wenk van prof. Engelbrceht te aanvaar en die Skriba opgedra om prof. Engelbrecht te bedank vir sy gewaardeerde skrywe en goeie wenke. Dieselfde aand is die brief van prof .Engelbrecht ook in die gemeentevergadering voorgelees en het ds. Young na aanleiding van die brief die kerkraadsbesluit in verband met die toekomstige bewaring en benutting onder die aandag van die gemeente gebring.

Twee jaar daarna, op 9 April 1949, het die Kerkraad kennis geneem van aanbevelings wat die Boukommissie in 'n verslag gemaak het. Nadat die verslag goedgekeur is, het die Kerkraad vervolgens by herhaling eenparig as volg besluit:

1. **Die ou Kerk sal nooit afgebreek word nie en dit sal getrag word om die gebou as 'n monument verklaar te kry;**

2. **Die geheel of geen gedeelte van die bestaande plein sal vervreem word nie.**

In verband met die oprigting van 'n nuwe kerkgebou, is verder besluit dat daar op die bestaande plein slegs gebou kon word indien die plein vergroot kon word. Indien dit onmoontlik sou wees om die plein te vergroot, moes daar op die koshuiserwe gebou word. Ook is besluit dat 'n argitek so gou moontlik verkry en 'n boupermit aangevra word, aangesien dit destyds lank geduur het voordat 'n permit toegeken is. Alvorens die plan vir 'n nuwe kerkgebou getrek word, moes ds. Young en twee kommissielede ander kerkgeboue gaan besigtig.

Op die gemeentevergadering wat op dieselfde dag plaasgevind het, was prof. Engelbrecht ook teenwoordig. Op versoek van ds. Young, en met goedkeuring van die Vise-voorsitter van die Kerkraad, oudl. P. H. Viljoen, het prof. Engelbrecht die voorsitterstoel ingeneem. Oor 'n paar insidente wat na aanleiding van die aanvaarding van die voorsitterskap deur prof. Engelbrecht, daardie aand in die gemeentevergadering ontstaan het, word vandag nog met smaak vertel. Oor die kwessie van die mees geskikte terrein waar die nuwe kerkgebou opgerig sou word, was daar destyds skerp meningsverskille onder die gemeentelede. Daarom het prof. Engelbrecht, in sy hoedanigheid as waarnemende voorsitter, die gemeente gevra dat waar ook al

besluit mag word om die nuwe kerkgebou op te rig, die minderheid hulle moet onderwerp. Hiermee was die vergadering dit eens.

Op voorstel van oudl. P. H. Viljoen en brs. Jan Viljoen, J. H. Snyman sr. en G. Benade is besluit **„dat die ou Kerk nie afgebreek sal word nie en geen veranderings aangebring sal word nie en 'n plaat in die Kerk aangebring word om hierdie wens te kenne te gee.**" Daara is op voorstel van brs. Jan Viljoen en J. H. Snyman sr. eenpariglik besluit om aan prof. S. P. Engelbrecht op te dra om die Kerk van staatsweë as monument verklaar te kry.

Nadat brs. J. H. Snyman sr., M. M. J. Basson, Jan Viljoen, L. J. van Niekerk, Frans Blignaut, P. J. van Wyk en Hannes Coetzee aan die besprekings deelgeneem en verskillende standpunte verdedig en voorstelle gemaak en gesekondeer het, is daar uiteindelik na 'n lang bespreking tussen twee voorstelle gestem. Br. Hannes Coetzee het in sy toesprake klem gelê op die doel waarvoor die plein oorspronklik geskenk is, en het dus voorgestel dat die nuwe kerkgebou op die historiese kerkplein gebou word. Br. L. J. van Niekerk, wat die koshuiserwe as die mees geskikte terrein vir die besondere doel beskrywe het en ook gewys het op die moontlikheid van die toekomstige oprigting van sake- en ander geboue op die kerkplein, en gesekondeer deur br. J. H. Snyman sr., het voorgestel dat die nuwe kerkgebou op die koshuiserwe opgerig moet word. Laasgenoemde voorstel is met meerderheid van stemme aanvaar en prof. Engelbrecht het later in die loop van die vergadering laat blyk dat hy ook ten gunste van dié voorstel sou gestem het.

Mnr. Hannes Coetzee het na die bekendmaking van die uitslag van die stemmery, gevra dat diegene wat in die minderheid gestem het, die wenvoorstel moet steun. Prof. Engelbrecht het hom by die pleidooi van mnr. Coetzee aangesluit terwyl ds. Young mnr. Coetzee vir sy mooi gebaar lof toegeswaai het.

Terwyl die bouwerksaamhede begin koers kry het, het die Kerkraad in Maart 1950 besluit om met prof. Engelbrecht in verbinding te tree met die oog op die proklamering van die ou kerkgebou as 'n historiese gedenkwaardigheid deur die Historiese Monumentekommissie en die gebruik van die ou gebou as 'n museum. In Oktober 1956 het die Kerkraad besluit om weer 'n keer oor die moontlike proklamering aan hom te skrywe.

Nadat daar vanaf April 1947 verwys is na die moontlike proklamering van die ou kerkgebou as 'n historiese monument, het lede van die Historiese Monumentekommissie in April 1963 die ou kerkgebou besoek. In Februarie 1964 is 'n brief van die H.M.K. oor die kwessie van proklamering deur die Kerkraad ontvang en op 8 Augustus 1964 is die brief deur die Kerkraad na die Finansiële Kommissie verwys. Van die beoogde proklamering van die kerkgebou tot 'n historiese gedenkwaardigheid het daar ongelukkig niks tereggekom nie.

Op 1 November het die laaste kerkraadsvergadering in die ou kerkgebou plaasgevind. Ds. Young het die Kerkraad aan die historiese gebeur-

tenis herinner en terselfdertyd die Kerkraad bedank vir die werk en bydraes wat onder leiding en seën van die Allerhoogste in die loop van die jare verrig en geskenk is. Oudl. Jacobs is deur ds. Young gevra om die laaste kerkraadsvergadering in die ou kerkgebou met gebed af te sluit. 'n Week later is daar by wyse van 'n afskeidsdiens afskeid geneem van die ou gebou en die nuwe kerkgebou ingewy.

**Afskeidsdiens in die ou kerkgebou op 8 November 1952 gelei deur ds. P. J. J. Venter.**

Verskillende van die vroeëre predikante van die Zeerust-gemeente het tydens die inwyding van die nuwe kerkgebou in November 1952 'n aandeel in die plegtige verrigtinge gehad. Die eer het ds. P. J. J. Venter — 'n gemeenteseun, die eerste Hervormde student wat sy studie in Pretoria onder leiding van prof. dr. J. H. Greyvenstein voltooi het en wat teen die einde van die twintiger jare predikant van die Zeerust-gemeente was — te beurt geval om die afskeidsdiens in die historiese tagtig jaar-oue kerkgebou waar te neem. Sy treffende en ontroerende afskeidsdiens vorm deel van die eeu-oue geskiedenis van die ou kerkgebou en vir daardie rede word die grootste gedeelte van die preek, na aanleiding van 1 Konings 8:4 (b): „Heilige voorwerpe, wat in die Tent was", in hierdie hoofstuk oor die ou kerkgebou weergegee:

„Gemeente van die Heer!

„Ons staan in 'n plegtige uur, waarin die gedagtes in ons vermenigvuldig. Ons is op die punt om afskeid te neem van die Huis van Aanbidding, wat deel van ons kerklike geskiedenis, van ons gemeentelike lewe, van ons geslagte geword het. Hier is ons byna almal gedoop, het belydenis van die geloof afgelê, ons kinders ten doop gebring, saam baie jare Nagmaal gevier en ons huweliksbeloftes afgelê, predikante georden en bevestig, as kerkrade gedien. Hieruit het ons dierbares ten grawe gedra, die roukleed omgehang, maar ook blydskap gesmaak en gesien dat die Here goed is. Boweal het ons hier geluister na die prediking van die Evangelie en by Woord en Sakrament die beseëling van God se Genadeverbond aanskou. Die kerkgebou was nie alleen 'n Huis van Aanbidding vir ons nie, maar ook 'n saambindende krag van geslagte in die gemeenskap van die Heiliges.

„Daarom pas dit ons om hiervandaan na die nuwe Huis van Aanbidding saam te neem die „heilige voorwerpe" wat Sy Diens heerlik gemaak het."

Voortgaande het ds. Venter verwys na die lotgevalle, betekenis en simboliek van die Verbondsark en hoedat die profesieë van die Ark in Christus in vervulling gegaan het.

„Waar die gemeente nou optrek na die nuwe kerkgebou, **neem ons saam alles wat ons in die Evangelie ontvang het** en wat vir ons die troos inhou vir die lewe en toekoms en glo ons dat God Sy Woord en Volk sal bewaar en in stand hou teen alle aanslae wat bedink word.

**„Neem saam die Woord van die Prediking;** eer dit en hou dit hoog, asof dit deur priesters gedra word, want alle gelowiges is priesters. Woon die eredienste getrou by en hou dit in stand deur u offergawes. Want God het die versoening in ons gelê en ons tree op van Christusweë. Hou vas aan die onwankelbare leer, waarin u onderwys word, want u weet van wie u dit geleer het. Ons lewe in 'n tyd waarin mense na allerlei versoening soek: in maatskaplike stelsels, regeringsvorme, ideologieë en sterk manne. Maar die Christelike Kerk ken net een Naam, wat onder die Hemel aan die mense gegee is, waardeur hulle salig word: Jesus Christus, die Seun van die lewende God. Solank as die gemeente op hierdie grondslag staan, sal die poorte van die Hel haar nie oorweldig nie. (Matt. 16:16-18).

**„Neem saam die nagedagtenis van beproefde voorgangers** wat deur die jare aan u die Woord gebring het en volg hul geloof na (Hebr. 13:7). Ek wil net dié opnoem wat ek saam met u in die prediking gehoor het: Di. C. W. du Toit, Ennis, Beyer, Murray, Goddefroy, Van Belkum, Van Drimmelen, Kuhn en dr. Fourie — almal reeds heengegaan — ds. Vermooten, dr. Wolmarans, prof. Engelbrecht, di. Steenekamp, Viljoen en tans u herder en leraar, ds. Young. In hierdie Godshuis is my hart geraak om dit aan die Diens van die Meester te wy en het ek die voorreg gesmaak om die kudde alhier ook te lei. Almal het u Christus verkondig.

**„Neem saam die seënryke herinnering aan ampsdraers, wat in die Kerkraad alhier gedien het.** Ons dink aan die toegewyde geslagte, wat altyd in die Kerkraad verteenwoordig was en sommige nog is: Coetzee, Naudé, Snyman, Basson, Roos, Grobler, Van Staden, Meyer, Viljoen, Erasmus, Mans en soveel andere, almal manne wat bekwaam was om te leer, te dien, te lei. U, my moedergemeente het sulke families wat getrou gewerk en gedien het, beginselvas en koersvas, eenvoudig van hart, vervul met liefde vir die Kerk en die heilige dinge van die ewige Koninkryk; hulle was van geestelike adel, egte „boere-aristokrate", wat ons eer met die mooi woord uit ons moedertaal: ‚Oom', het ons hulle genoem.

**„Neem saam die voorbeeld van die waardige moeders, sommige van hulle kerkraadsvroue.** Ons dink aan hulle wat in ons ontluikende jeugjare die kinderharte met eerbied vervul het as hulle na hierdie Huis opgegaan het in hul deftige hooftooisels, mantels en ruisende satynrokke en by die inneem van die sitplekke agter hul mans in die kerkraadsbanke 'n stille wyding in die erediens gebring het, 'n rustigheid wat weldadig aangedoen het. Hulle het ons laat voel hoe heerlik dit is om „huisgenote van die geloof" te wees. Ons eretitel vir hulle was: ‚Tante'.

**„Neem saam die agting vir die kerklike amp.** U, my moedergemeente, is nog van die weinige gemeentes, waar manne vir jare aaneen, tot op hoë ouderdom in die kerkraadsdiens bly, omdat hulle ge-eer word om die wille van hul werk, omdat u die ouderlingskap en die diakenskap voortreflik ag.

**„Neem saam die oorgelewerde geloof en die ‚ou' vertroue op God,** waardeur u hierdie Huis opgerig het in onrustige dae, ‚agter 'n skans' en dit ook weer vir u moontlik geword het om vir die Here 'n nuwe Huis te bou.

**„Neem saam die eerste liefde en offervaardigheid; u toewyding en eensgesindheid;** daar gebied die Heer Sy Seën en Sy Heil.

**„Neem saam die beginsels waarvoor u rondom hierdie Huis gestry het.** Ek dink onder andere aan die dae van volksnederlaag, toe as redmiddel die saak van Christelik-Nasionale Onderwys hier so diep posgevat het; sien toe dat u kinders altyd in hul moedertaal opgevoed word.

**„Neem saam die erfenis van suiwer en onverbasterde bloed,** wat in hierdie Huis op ondubbelsinnige wyse verdedig is, toe ons vaders op hardhandige wyse na die Kerkvereniging geprotesteer het teen die gelykstelling en geweier het om saam met kleurlinge in hierdie selfde Hervormde kerkgebou te sit.

**„Neem saam al die „heilige voorwerpe",** alles wat God u deur die jare op die weg van Sy Genade geskenk het, wat Sy Verbond bevestig en waarvan hierdie **Ou Kerkgebou,** wat ons diep-geroerd groet in afskeid, 'n sprekende getuie en lewende monument is en sal bly, telkens as ons dit in die verbygaan aanskou en terugdink aan die jare wat verby is.

„Dan sal die Aangesig van die Here met u meegaan en Hy sal u handewerk bevestig tot in duisend geslagte rondom die nuwe Bedehuis, wat u vir Hom met voorbeeldige offervaardigheid opgerig het. Dan sal die nuwe kerkgebou se skoonheid verhoog word deur die sieraad van 'n godvresende lewenswandel in die gemeente, wat ook andere sal stig vir Christus."

**Die benutting en bestemming van die ou kerkgebou.**

Na die inwyding en ingebruikneming van die sierlike nuwe kerkgebou, het die praktiese probleem van die benutting en uiteindelike bestemming van die ou kerkgebou, telkens die aandag van die Kerkraad geniet terwyl daar in die daaropvolgende vyftien jaar verskillende voorstelle oor die gebruik van die ou kerkgebou by die Kerkraad ingedien is.

In Oktober 1953 het die Kerkraad, op voorstel van diakens Schroeder en Van Staden, besluit dat die ou kerkgebou as „staatsmuseum" verklaar moet word. Wat die voorstellers presies in gedagte gehad het en hoe hulle die plan ten uitvoer wou bring, word nie in die notuleboek van die Kerkraad vermeld nie, ook nie of die Kerkraad daarna enige aandag aan die uitvoering van die besluit gegee het nie.

Na aanleiding van 'n brief van dr. S. H. Pellissier waarin hy die Kerkraad genader het oor die gebruik van 'n gedeelte van die ou kerkgebou vir 'n biblioteek, asook 'n brief van die Zeerustse Stadsklerk oor dieselfde saak, is die aangeleentheid op voorstel van ouderlinge Jan Steyn en R. Joubert op 16 Januarie 1954 na die Finansiële Kommissie verwys. Verlof is daarna aan die Stadsraad verleen om die gebou vanaf 1 Februarie 1954 as 'n biblioteekgebou in gebruik te neem. Mev. Young is terselfdertyd as

lid van die plaaslike Biblioteekkomitee aangewys. 'n Gedeelte van die ou kerkgebou is omskep in 'n biblioteek en daarna het die Stadsraad vir die res van die vyftiger jare die gebou in orde gehou en dit vir 'n aantal jare as biblioteekgebou benut. Toe daar in 1960 deur die Kerkraad aandag gegee is aan die toestand en gebruik van die gebou, is 'n brief in hierdie verband aan die Stadsraad geskrywe.



Die ou kerkgebou soos dit vroeg in 1969 gelyk het nadat die toring reeds vantevore verwyder is. Die ou gebou is vanaf die einde van 1952 vir verskillende doeleindes gebruik, onder andere vir die huisvesting van die munisipale biblioteek nadat dr. S. H. Pellissier hom daarvoor beywer het. Hierdie foto, tesame met die ander een wat ook in die gedenkboek afgedruk word, is kort voor die sloping deur teologiese student M. M. Seymore geneem, vermoedelik een van die laaste foto's, indien nie die heel laaste, wat van die ou historiese kerkgebou geneem is.

Van die begin van 1954 is daar op kerkraadsvergadeirngs gereeld navrae gedoen oor die gebruik en toestand van die ou kerkgebou, veral nadat die Stadsraad 'n gedeelte van die gebou as biblioteek ingerig het en 'n ander gedeelte in 1955 vir 'n tydlank aan die Klerk van Werke verhuur is. Op 'n kerkraadsvergadering van 17 Januarie 1954 het oudl. Joubert gepraat oor die gebruik en misbruik van die ou kerkgebou; op die kerkraadsvergadering van 1 Februarie 1958 het 'n brief van oud-ouderling J. H. Snyman oor die ou kerkgebou gedien; in April 1959 het oudl. Koekemoer gepraat oor die instandhouding van die ou gebou en in Augustus van dieselfde jaar oor die skoonmaak en herstel daarvan. Hy het gevra dat daar ernstig op die saak ingegaan moet word en terselfdertyd voorgestel dat 'n komitee, „wat altyd sal omsien na die gebou", aangewys moet word. Daar is ook besluit dat indien dit sou blyk dat die toestand van die gebou verswak, die verhuring aan die Stadsraad op 31 Desember 1959 opgesê sou word. Oudl. Koekemoer het in April 1960 vir 'n derde keer die toestand

van die ou kerkgebou op 'n kerkraadsvergadering aangeroer. Daar is toe besluit dat 'n brief aan die Stadsraad oor die toestand van die kerkgebou geskrywe sou word. In Oktober 1961 het oudl. Coertze op 'n kerkraadsvergadering inligting oor die ou gebou gevra en 'n jaar daarna het dia. Seymore gevra dat 'n lig buite die kerkgebou aangebring moet word. In Oktober 1967 het oudl. A. C. van der Merwe die Kerkraad daarop attent gemaak dat die ou kerkgebou besig was om taamlik verwaarloos en in verval te raak en dat sekere reparasies aan die gebou noodsaaklik geword het.

In 1960 wou die Pluimbalvereniging die ou gebou gebruik en toe oudl. P. Basson die Kerkraad oor die ou kerkgebou in Augustus toegespreek het, het die lede van die vereniging reeds die kerkgebou skoongemaak en sekere reparasies aan die gebou gedoen. Destyds sou die gebou ook aan die buitekant skoongemaak en opgeknap word. Toestemming is ook deur die Kerkraad gegee dat die ou sinktoring, wat in die tyd van ds. Steenekamp op die aanbousel geplaas is, verwyder kon word. In Oktober 1960 is opdrag gegee dat die ou gebou gerepareer en skoongemaak moet word en vroeg in 1961 sou 'n kontantbasaar daarin gehou word. Naas die Pluimbalvereniging, het die N.H.J.V. ook soms die gebou gebruik, terwyl dit in Augustus 1962 vir gebruik deur die plaaslike volkspelelaer geweier is.

Vroeg in 1962 was daar sprake van dat die Departement van Openbare Werke belangstel in 'n stukkie grond agter die ou kerkgebou en die landdroskantoor en dat die stuk grond of gekoop of vir 'n ander stuk grond in Gerrit Maritzstraat geruil sou word. Oudl. Grobler was ten gunste daarvan dat die Kerkraad die voorgestelde ruilkoop binne sekere perke in beginsel aanvaar, terwyl oudl. Jacobs daarenteen gevra het dat daar nie verder van die gemeentelike eiendomme verkoop moes word nie. Die Finansiële Kommissie het egter opdrag gekry om aandag aan die saak te gee. Teen die einde van 1962 het die owerheid te kenne gegee dat hy nie meer belangstel in die betrokke stuk grond agter die ou kerkgebou nie. Een gevolg wat hierdie koop- of ruiltransaksie met hom meegebring het, was dat die N.H.S.V.-Bestuur vroeg in 1963 die stuk grond in Gerrit Maritzstraat vir godsdienstige doeleindes aangekoop het.

In 1966 het daar vir die eerste keer 'n ander aspek van die moontlike bewaring van die ou kerkgebou onder die aandag van die Kerkraad gekom. Die situasie wat ontstaan het, sou daartoe lei dat die historiese ou kerkgebou binne enkele jare daarna verkoop en direk daarna gesloop sou word. Op die kerkraadsvergadering van 13 Augustus 1966 het dit aan die lig gekom dat oudl. P. D. van der Merwe, 'n plaaslike prokureur, opdrag van die Zeerustse Munisipaliteit ontvang het om die gemeente te dagvaar vir die betaling van belasting op die erf wat as „De Pastorie" bekend gestaan het. Ds. Young het intussen met die Dorperaad in verbinding getree, waarna prokureur Van der Merwe opdrag van die Stadsraad ontvang het om eers 'n bietjie met die dagvaarding te wag. Op 'n volgende kerkraadsvergadering, op 5 November 1966, is berig dat die Zeerustse Munisipaliteit

bereid was om die eiendomsbelasting op die onbeboude gedeelte van „De Pastorie"-erf vry te stel, hangende goedkeuring van die Administrateur. In Mei 1967 is die Kerkraad meegedeel dat die gemeente vrystelling van belasting gehad het op dié gedeelte waarop nie geboue staan nie. Sodra dit egter vervreem sou word, sou die belastings betaal moes word.

Toe daar in Augustus 1967 deur dia. B. J. van Staden onder die aandag van die Kerkraad gebring is dat parkeermeters moontlik langs die strate van Zeerust-dorp opgerig gaan word, het ds. Young onderneem om ondersoek in te stel of „De Pastorie"-terrein as parkeerterrein ingerig sou kon word. Intussen het oudl. A. C. van der Merwe gekla dat die ou kerkgebou besig was om te verwaarloos.

In Februarie 1968 word in die Kerkraad vir die eerste keer verwys na die moontlike sloping van die ou kerkgebou, terwyl die posisie van die gebou, en veral die posisie van „De Pastorie"-terrein, weereens bespreek is. Oudl. Van der Merwe het weer 'n keer daarop gewys dat in geval van vervreemding van dié eiendom die belastings wat vrygestel is, deur die Stadsraad verhaal sou word. Dieselfde sou gebeur as daar geboue op die eiendom opgerig sou word. Syns insiens het daar twee moontlikhede vir die Kerkraad oorgebly: eerstens, om die erf te behou en produktief te maak, of tweedens, om die erf te verkoop. Indien die Kerkraad sou besluit om „De Pastorie"-terrein te verkoop, het oudl. Van der Merwe dit as sy mening uitgespreek dat dit wenslik sou wees om dit sonder verdere uitstel te doen.

In die loop van dieselfde kerkraadsvergadering het oudl. J. C. Coetzee die gedagte uitgespreek dat dié gedeelte aan die westekant van Volkskas gebou, uitgehou moet word vir die oprigting van 'n saal en dat die res van die erf verkoop moet word. Op 'n vraag van oudl. J. G. van Wyk of die kwytgeskelde belastings nog verhaal sou word indien die ou kerkgebou gesloop word, het oudl. Van der Merwe geantwoord dat die belastings in so 'n geval onmiddellik deur die Stadsraad verhaal sou word. Oudl. P. C. Grobler wou vervolgens weet wat die geval sou wees indien verbeterings op die terrein aangebring sou word. Oudl. Van der Merwe het geantwoord dat in so 'n geval die belastings nie gevorder sou word nie. Ook is daarop gewys dat indien dié gedeelte aan die hoofstraat uitgehou word, dit 'n wysiging van die dorpsbeplanning sou meebring. Oudl. Van der Merwe was verder van opinie dat dié gedeelte aan Kerkstraat moes dien as 'n prikkel om die orige gedeelte van die erf te verkoop.

Op voorstel van diakens M. M. J. van der Walt en D. R. Steyn dat „De Pastorie"-terrein verkoop moet word, is besluit om die aangeleentheid na die Finansiële Kommissie te verwys met die opdrag om kopers te soek en te handel tot die beste voordeel van die gemeente.

Op dieselfde vergadering is op 'n vraag van oudl. J. Coetzee, meegedeel dat die Pluimbalvereniging nog verantwoordelik gehou word vir die instandhouding van die ou kerkgebou maar dat dié organisasie feitlik doodgeloop het.

Vandat die besluit tot verkoop van „De Pastorie"-terrein deur die Kerkraad in Februarie 1968 geneem is, was die aangeleentheid in die hande van die Finansiële Kommissie en van toe af het hy aandag gegee aan verskillende voornemende kopers en sekere aanbiedinge van koop teen mekaar opgeweeg.

Op die gemeentevergadering van 4 Mei 1968, toe die kwessie van die verkoop van „De Pastorie"-terrein bespreek is, was br. J. Breytenbach, volgens die notule die enigste persoon wat dit as sy oortuiging uitgespreek het dat die eiendomme van die gemeente nie maklik vervreem moet word nie. Niemand anders op die gemeentevergadering — en ook nie op die verskillende kerkraadsvergaderings nie — het gepleit vir die bewaring van die ou kerkgebou as 'n kosbare historie gedenkwaardigheid nie, of verwys na die kerkraads- en gemeentevergaderingbesluite oor die bewaring van die gebou en die aanbring van 'n gedenkplaat as 'n herinnering aan die plegtige besluite, wat in 1947 en in 1949 geneem is. Na aanleiding van opmerkings van br. Breytenbach, het ds. Young bekendgemaak dat dié gedeelte van die gemeentelike eiendom wat as „De Pastorie" bekend staan, verkoop moet word. Hy het daarop gewys dat die erf hoog belas is, waarvan 'n gedeelte kwytgeskeld word. Sodra hierdie eiendom later egter vervreem sou word, sou die hele bedrag wat kwytgeskeld is, gevorder word. Daarop het brs. L. S. Steyn en H. J. Celliers voorgestel „dat opdrag aan die Kerkraad gegee word om die kerklike eiendomme nl. „De Pastorie", asook die ou pastorie, te verkoop teen die hoogste prys wat daarvoor gekry kan word; dat selfs koste aangegaan moet word om die eiendomme te adverteer sodat daar so gou moontlik 'n koper gekry kan word." Die voorstel tot verkoop van die twee eiendomme is daarop met eenparige stemme aanvaar.

Voordat die verkoop van die resterende gedeelte van „De Pastorie" Nr. 195, aanvanklik geleë aan President- Kock- en Appelstraat, maar ten tye van die verkoop daarvan, geleë aan Gerrit Maritz- en Kerkstraat, gefinaliseer kon word, was dit noodsaaklik dat die gemeente die gebruiklike toestemming van die Raad van Finansies van die Nederduitsch Hervormde Kerk sou kry om die gemeentelike eiendom te verkoop. Reeds op 27 April 1968 het ds. Young in 'n kerkraadsvergadering daarop gewys dat dié toestemming by eventuele verkoop van „De Pastorie"-erf vooraf verkry sou moes word. Op 18 November 1968 het ds. Young namens die Skriba toestemming gevra om die resterende gedeelte van „De Pastorie", geleë aan Kerk- en Gerrit Maritzstraat te verkoop vir 'n sekere bedrag. Die versoek sou normaalweg op die volgende vergadering van die Raad van Finansies behandel word. Op 3 Desember het ds. Young egter telefonies aangedring op 'n spoedige beslissing. Hy wou graag voor 6 Desember geweet het wat die Raad van Finansies oor die aansoek van Zeerust-gemeente besluit het want as die gemeente nie dadelik toestemming sou kon kry nie, sou dit te laat wees en die gemeente bygevolg daardeur finansieël skade sou ly. 'n Formele vergadering van die Raad van Finansies kon egter op daardie

stadium nie op kort kennisgewing bymekaar geroep en gehou word nie. Op 6 Desember 1968 het ds. P. M. Smith, 'n lid van die Raad van Finansies aan die Sekretaris van die Raad te kenne gegee dat hy geen besware het teen die verkoop van die eiendom nie. Ds. G. P. J. Grobler, 'n ander lid van die Raad, met wie die Sekretaris daarna in kontak gekom het, het aanvanklik sekere bedenkinge gehad en hy was bereid om eers uitsluitsel te gee wanneer ds. Young hom die volgende dag sou skakel. Op 7 Desember het ds. Grobler vervolgens aan ds. Young telefonies toestemming gegee dat „De Pastorie"-terrein met sy historiese kerkgebou — een van die oudste bewaargeblewe Hervormde kerkgeboue in Transvaal — verkoop kon word. Op 22 Januarie 1969 het ds. Young skriftelike bevestiging gekry dat ds. Grobler namens die Raad van Finansies toestemming vir die verkoop van „De Pastorie"-terrein verleen het.

Op 1 Februarie 1969, 'n eeu nadat die voorbereidings in 1869 getref is vir die plegtige hoeksteenlegging van die ou kerkgebou deur ds. Dirk van der Hoff, het oudl. P. D. van der Merwe in 'n kerkraadsvergadering bekend gemaak dat die koopbriewe intussen geteken is. Op 3 Julie 1969, is aan die Kerkraad berig dat die verkoop van „De Pastorie"-erf gefinaliseer is. Terselfdertyd is meegedeel hoe die opbrings uit die verkoop van die eiendom benut en bestee is. In 'n kerkraadsvergadering van 31 Januarie 1970 het oudl. M. M. J. Basson dit betreur dat die opbrengs uit die verkoop van „De Pastorie"-terrein nie by Volkskas belê is nie, soos deur die Finansiële Kommissie aanbeveel. „Ons moet ", het hy bygevoeg, „in die toekoms daarop ag gee dat ons nie vreemde instansies bo volksinstellings verkies nie."

Die sloping van die historiese ou kerkgebou het in die eerste helfte van 1969 plaasgevind en kort daarna is 'n aanvang gemaak met die oprigting van 'n nuwe sakegebou op die perseel.

**Historiese aandenkings afkomstig uit die ou kerkgebou en van die eertydse kerkplein.**

**Die Coetzee-nagmaalservies.**

Hendrik Jacobus Coetzee (1813-1897) van die plaas Wilgeboomspruit, die oudste broer van Casper Hendrik Coetzee, na wie Zeerust vernoem is, was getroud met Wilhelmina Lodewika Kotze (1824-1901). Die egpaar was steunpilare van die Nederduitsch Hervormde Gemeentes Potchefstroom en Marico (Zeerust). Vanaf 1863 het H. J. Coetzee, eers as diaken tot 1874 en van toe af as ouderling, op die Kerkraad van Marico gedien en in daardie hoedanigheid was hy in 1895 een van die ondertekenaars van die skikkingsooreenkoms in verband met gemeentelike eiendomme op Zeerust. Twee jaar later, in 1897, het die Coetzee-egpaar 'n silwer nagmaalservies aan die Marico-gemeente geskenk. Dié skenking is met groot dank en waardering deur die Kerkraad en gemeente in ontvangs geneem. Na die besetting van Zeerust op 20 Mei 1900 deur die Britse soldate, is die kerkgebou vir 'n tydlank deur die veroweraars as 'n hospitaal gebruik. In daardie tyd het nie alleen verskillende onvervangbare gemeentelike stukke



Die egpaar Coetzee van Wilgeboomspruit, skenkers van die nagmaalservies, 1897.

deur doelbewuste vernieling verlore gegaan nie, maar ook verskillende ander artikels het uit die kerkgebou verdwyn, waaronder die waardevolle silwer Coetzee-nagmaalservies. Ruim 'n halfeeu later is dit uiteindelik in die distrik Wolmaransstad opgespoor waar dit vir jarelank in private besit was.

Op 24 September 1949 het 'n brief van ds. P. W. Venter van Klerksdorp voor die kerkraadsvergadering van die Zeerust-gemeente gedien. Daarin het hy laat weet dat die ou verlore nagmaaservies intussen in sy besit gekom het. Hy het terselfdertyd gevra dat 'n brief van bedanking gerig moet word aan die gesin van H. J. van der Merwe wat hulp verleen het in verband met die terugvind van die nagmaalservies. Die Kerkraad het voorts ook besluit om briewe van bedanking te skrywe aan ds. P. W. Venter en die here J. W. Viljoen en G. Theron.

Oudl. P. H. Viljoen, die Skriba, het onderneem om die servies by ds. Venter op Klerksdorp te gaan haal en ook vas te stel of dit nie opnuut versilwer moet word nie. Terselfdertyd het oudl. M. M. J. Basson gevra dat prof. S. P. Engelbrecht genader moet word om die geskiedenis van die nagmaalservies na te spoor. Teen die einde van September 1950 is aan die Kerkraad berig dat die reparasiekoste aan die ou nagmaalservies R15.40 beloop het. Tans word die historiese ou Coetzee-nagmaalservies deur die Kerkraad as 'n kosbare kleinood bewaar.

**Die kerkklok.**

Reeds op 'n kerkraadsvergadering van 3 Mei 1952 het br. Pretorius, Skriba van die Vryburg-gemeente, gevra dat die ou kerkklok aan sy gemeente verkoop moet word. Oudl. P. J. Basson het die Kerkraad egter

gemaan teen 'n oorhaastige besluit, terwyl oudl. Van Staden die Kerkraad daarop attent gemaak het dat die ou kerkklok moontlik later op Ottoshoop gebruik sou kon word. Oudl. Coetzee en die Koster, R. J. Benade, is daarop deur die Kerkraad benoem om die gewig van die kerkklok vas te stel. Op 'n latere stadium, in Junie 1954, het ds. G. P. J. Grobler ook navraag gedoen oor die uiteindelike bestemming van die ou kerkklok en preekstoel. Toe het die Kerkraad 'n prys van R200.00 vir die items genoem.

**Kerkmeubels.**

Nadat die Kerkraad in November 1952 aan die Finansiële Kommissie opdrag gegee het om met die kerkmeubels in die ou kerkgebou na goeddunke te handel, het oudl. P. H. Viljoen, die destydse Superintendent van die Marico Koshuis, toestemming van die Kerkraad ontvang om die ou nagmaalsbanke na die Marico Koshuis oor te plaas vir gebruik as stoepbanke.

**Ou kas.**

Die ou kas in die kerkgebou is in April 1956 op versoek van die N.H.S.V.-Bestuur aan dié vereniging geskenk.

**Ander artikels.**

Toe die verkoop van die ou kerkgebou teen die einde van November 1968 feitlik 'n voldonge feit begin word het, het oudl. G. J. P. van Staden in die kerkraadsvergadering van 26 Oktober gevra of daar reeds gedink is aan die verskillende artikels wat op daardie stadium nog in die ou kerkgebou aanwesig was. Oudl. P. D. van der Merwe het geantwoord dat daar wel voor gesorg is dat die artikels die eiendom van die gemeente sou bly.

**Die ou hoeksteen.**

Toe hy op 1 Februarie 1969 aan die Kerkraad berig het dat die koopbriewe opgestel en onderteken is, het oudl. Van der Merwe ook terselfdertyd meegedeel dat daar in die koopbrief voorsiening gemaak is dat die hoeksteen van die ou kerkgebou en ander artikels die eiendom van die gemeente sou bly. In April 1969 was die gedagte dat die ou hoeksteen op een of ander tyd êrens by die nuwe kerkgebou ingemessel sou word. 'n Jaar later, in April 1970, is besluit dat die ou hoeksteen tydens die eeufeesviering in April 1971 êrens ingemessel sou word. Vroeg in 1971 is finale reëlings getref dat die ou hoeksteen op 'n voetstuk geplaas, 'n gedenkplaat daaronder aangebring word en dat die ou historiese hoeksteen en die gedenkplaat tydens die eeufeesviering deur ds. Young onthul sou word.

**Die ossewa- en perdespore.**

In Februarie 1969 is ook bekend gemaak dat dia. P. Vosser sou sorgdra dat die wa- en perdespore by die ou kerkgebou nie verlore sou gaan nie.

**Die ou preekstoel.**

Die lede van die Terreinkomitee het in April 1969 opdrag gekry om toe te sien dat die ou preekstoel voor die sloping van die ou kerkgebou,

uit die gebou verwyder word. In dieselfde vergadering het oudl. A. C. van der Merwe toestemming gevra om die ou preekstoel uitmekaar te haal ten einde dit op dié manier by die deure in en uit te kry vir tydelike opberging totdat die ou preekstoel mettertyd na die S. P. Engelbrecht-museum in Pretoria vir bewaring oorgeplaas kan word.

**Die ou kerklampe.**

Die ou kerklampe, wat op 'n keer aan die Groot Marico-gemeente vir 'n sekere doel geleen is, was tot onlangs nog op Groot Marico en sal hopelik mettertyd na die S. P. Engelbrecht-museum oorgeplaas word.

**Foto's van die ou kerkgebou.**

Oudl. W. Bezuidenhout het in die kerkraadsvergadering van 1 Februarie 1969 opdrag gekry om reëlings met die fotograaf te tref vir die neem van 'n aantal goeie foto's van die ou kerkgebou. Op 2 Augustus van dieselfde jaar is egter in die kerkraadsvergadering die mededeling gedoen dat die heer Bezuidenhout intussen as ouderling bedank het en dat dit op daardie stadium, toe die ou kerkgebou reeds gesloop is, aanvaar is dat sodanige foto's nie geneem is nie.

Kort voor die sloping het teologiese student M. M. Seymore egter uit eie inisiatief 'n aantal kleurfoto's van die ou kerkgebou geneem, waarvan twee in die gedenkboek afgedruk word.



Die laaste foto van die toringlose ou kerkgebou. Vroeg in 1969 deur teologiese student M. M. Seymore van Zeerust geneem.

**Die N.H.S.V.**

Dat die geseënde en gewaardeerde werksaamhede van die N.H.S.V. in die loop van die afgelope 30 jaar in die Zeerust-gemeente in so 'n mate met die werksaamhede van die Kerkraad, die Diakonie en die Finansiële Kommissie vervleg geraak en in baie opsigte 'n integrale deel daarvan geword het, blyk, onder andere, uit die feit dat daar in die voorafgaande uitvoerige beskrywing van die verskillende aspekte van die dienstyd van ds. Young in die Zeerust-gemeente, telkens met waardering na die besondere bydrae van die N.H.S.V. verwys is. Om egter volle reg te laat geskied aan die werk van die N.H.S.V. in die Zeerust-gemeente vanaf Mei 1940 tot op die huidige dag, sowel as aan die werk van die Vrouwenwerkgezelschap van mev. Wolmarans en die Sustersvereniging van mev. Viljoen, sou dit nodig wees om 'n omvattende brosjure oor die sustersverenigings van die Zeerust-gemeente saam te stel.

Die aktiewe deelname van die „Hoofbestuur" van die plaaslike N.H.S.V.-takke aan die eerste gedeelte van die kerkraadsvergaderings vanaf Maart 1950 is in baie opsigte uniek, ook uit die oogpunt van die kerkregtelike beginsels wat uit hierdie jarelange gebruik na vore kom. Dit is in elk geval 'n studie op sigself.

Beginnende by die skenking van nuwe matte vir die kerkgebou deur die N.H.S.V. in Januarie 1946, kan 'n lang reeks sake genoem word waardeur die N.H.S.V. die stoflike belange van die Zeerust-gemeente op 'n voortreflike wyse bevorder het. Die susters se vindingrykheid om fondse vir gemeentelike doeleindes in te samel, het by talle geleenthede geblyk en het reeds spreekwoordelik geword. Die grootste bron van inkomste was egter steeds die reëling van basaars van verskillende aard, die meeste kere met aktiewe samewerking van kerkraadslede. Straatfunksies, môremarke, die voorsiening van verversings by 'n verskeidenheid van geleenthede en spysenering was egter in die loop van die jare ook gesogte bronne van inkomste. Met die bedrae wat op hierdie wyse geïn is, is pragtige geldelike bydraes gemaak tot die Orrelfonds wat feitlik uitsluitlik deur die N.H.S.V. opgebou is, die Kerkboufonds van die vyftiger, en die Pastorieboufonds van die sestiger jare. In die begin van die sestiger jare het die N.H.S.V. vir 'n groot verrassing gesorg toe dit op 'n kerkraadsvergadering aan die lig gekom het dat die N.H.S.V. 'n waardevolle en mooigeleë erf in Gerrit Maritzstraat „vir godsdienstige doeleindes" aangekoop het. Daarna het hulle ook gesorg dat daar 'n boorgat met 'n pompinstallasie op die erf opgerig word. Die totstandkoming van die sierlike en gerieflike, nuwe pastorie in die tweede helfte van die sestiger jare op die erf wat betyds deur die susters aangekoop is, was dan ook in 'n groot mate aan die inisiatief, versiendheid en deursettingsvermoë van die N.H.S.V. onder die energieke en doelgerigte leiding van mev. Young en haar kundige en wakker bestuurslede te danke. Die belangstelling van die N.H.S.V. in die Zeerust-gemeente, het verder geblyk uit die bydrae wat hulle gelewer het tot die verbetering en versorging van die kerkgronde, met



**Die N.H.S.V.-Bestuur, 1970.**

**Voor,** v.l.n.r.: Mevv. M. Basson, M. C. Erasmus, R .van der Merwe (Sekretaresse), M. M. Young (Voorsitster), A. C. Coetzee (Hulp-Sekretaresse), A. J. Erasmus, E. C. Steyn.

**Agter,** v.l.n.r.: Mevv. S. S. Marais, M. Coetzee, B. E. van der Merwe. M. M. Coetzee, J. M. Meyer, H. A. Oosthuizen, F. E. van Wyk, C S. Swart, J. J. van Vuuren.

**Ingelas:** Bo, regs: Mev. F. van Eck; middel: mev. C. Grobler; links: mev. G. A. Snyman (Tesouriere).

insluiting van die gronde van die nuwe pastorie. Daarbenewens het hulle ook algaande simpatieke aandag gegee aan behoeftiges, siekes, invalides en minderbevoorregtes. Wat hul hand gevind het om in die loop van die jare in die Zeerust-gemeente en ook in breër kerklike verband te doen, het hulle met ywer en Christelike liefde na die beste van hul vermoë gedoen. Sodoende was die Zeerustse N.H.S.V. steeds getrou aan hul sinvolle leuse: „Wees 'n Seën!"

Die predikant, Kerkraad, Finansiële Kommissie en gemeentelede het steeds met die grootste dank en waardering kennis geneem van die voortreflike werk van die N.H.S.V. van Zeerust onder voorsitterskap van mev. Young en met die medewerking van 'n groot aantal susters as bestuurs- en gewone lede in die loop van die jare.

**Ds. Young betuig en ontvang dank en waardering vir werk verrig.**

Wanneer die notules van die Zeerustse kerkraads- en gemeentevergaderings vanaf Januarie 1947 tot op datum deurgelees word, kom daar-

in by herhaling sekere uitdrukkings voor wat die aandagtige leser algaande diep tref. Dit is naamlik die woorde „dank" en „waardering". Feitlik in elke vergadering het ds. Young sy „dank en waardering" betuig vir een of ander rede, of verwys na een of ander saak waarvoor hy sy „waardering" uitgespreek het. Ander kere het hy weer rede gehad om „dankie te sê", of sy „innige dank" uit te spreek. Die indruk ontstaan dat kerkraads- en gemeentelede telkens die betuiging van waardering vir verrigte werk of die openbaring van 'n mooi gees en gesindheid verdien het en dat die samewerking tussen predikant en gemeente, en die gesindheid wat teenoor mekaar aan die dag gelê is in die loop van bykans 'n kwarteeu, hartlik en opreg was. Uit die notules blyk dit dat daar net by een of twee geleenthede 'n kortstondige versteuring van die jarelange goeie verhouding na vore gekom het. Die misverstand en gesteurdheid is egter telkens uit die weg geruim en het dit spoedig in die vergetelheid geraak. Die betuiging van dank en waardering het nie net van die kant van ds. Young gekom nie maar die kerkraads- en gemeentelede en lede van gemeentelike komitees en verenigings het ook by verskillende geleenthede hul dank en waardering teenoor ds. en mev. Young betuig vir hul gewaardeerde werk as toegewyde predikantspaar in die Zeerustse gemeente.

Vandat ds. Young in die kerkraadsvergadering van 25 September 1948 sy waardering betuig het vir die „goeie gees" wat op die vergadering geheers het en terselfdertyd gewag gemaak het van die „hoë peil" van die vergadering, het hy telkens daarna sy dank en waardering betuig vir die „mooi", „goeie", „aangename" en „eenparige" gees wat op die kerkraads- en gemeentevergaderings geheers het. Die uitdrukkings „goeie en mooi gees" en „aangename samewerking" klink dan ook soos 'n refrein in feitlik elke notule van gemeente- en kerkraadsvergaderiings van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust van die afgelope kwarteeu. Dit is werklik iets merkwaardigs om mee kennis te maak. Die notules getuig van die totstandkoming en vertroeteling van aangename en goeie onderlinge verhoudings, nie alleen tussen predikant en gemeentelede nie, maar ook tussen kerkraadslede en gemeentelede.

Ds. Young het vanaf Januarie 1959 by verskillende geleenthede ook sy dank en waardering betuig vir die hartlike en aangename samewerking van die broeders en susters. Van toe af het hy ook telkens die hoop en vertroue uitgespreek dat die „hartlike en gelukkige samewerking" wat tot op daardie tydstip ondervind is, sou voortduur. In Februarie 1966 het hy by herhaling verwys na „harde werk en lang samewerking" in 'n „goeie gesindheid" in die verbygegane jare.

Vir die „goeie gesindheid" van die kerkraadslede het hy ook telkens sy waardering betuig; ook vir die hoogagting waarmee hulle hom en mev. Young behandel het, sowel vir die liefde en toegeneentheid wat hulle as egpaar en gesin steeds ontvang het, en vir die houding wat hulle steeds teenoor hom ingeneem het. Vir die goeie verhouding wat daar in die loop van die jare tussen die gemeente en pastoriegesin ontstaan het en voort-

gesit is, was ds. Young en sy eggenote ook opreg dankbaar. Ds. Young het ook blyke gegee dat hy getref is deur die „mooi woorde” wat hom en mev. Young op 10 Februarie 1968 deur oud-ouderling W. L. van der Merwe, en op 27 April van dieselfde jaar deur oudl. G. J. P. van Staden, en by ander geleenthede deur ander kerkraadslede en lidmate toegevoeg is. Ook het hy nooit nagelaat om dank en waardering te betuig vir die gelukwense en geskenke wat hulle in die loop van die jare van gemeentelede ontvang het. Die nuwe toga en die ruim geskenk van R1,000.00 in 1968 is veral baie hoog waardeer. Ook het ds. Young sy dank betuig vir die „vriendelike gebaar” van die Kerkraad in Oktober 1949 om die eerste twee jaar daarna die bydraes tot die Predikante-pensioenfonds te betaal en daarna nog moontlike verdere betalings.

Ds. Young het nie net konsekwent die mooi karaktertrek van erkentlikheid aan die dag gelê nie en enige blyk van hoogagting, liefde en toegeneentheid nooit as vanselfsprekend aanvaar nie, maar hy was inteendeel steeds erkentlik en dankbaar vir die „mooi manier en gees waarin vergaderings gehou is”, vir die „aangename kerkraads- en gemeentevergaderings”, „wat altyd so mooi en goed verloop het”. Hy was steeds erkentlik vir „steun” en „samewerking” in ’n pas afgelope jaar, en het daarbenewens altyd diep onder die indruk verkeer van die „seën” wat die gemeente op ’n sekere tydstip deelagtig geword het.

Ds. Young kon egter nooit ophou om die Kerkraad en gemeente hartlik te bedank vir „arbeid en diens” in die gemeente. Op 8 Januarie 1949 het hy in ’n kerkraadsvergadering die opmerking gemaak dat hy „die spore gevind het van arbeid in die gemeente.” Van toe af het sy verwysings na, en dankbetuigings vir „werk”, „arbeid”, „dade”, „bydraes”, „ondersteuning” deur kerkraads- en gemeentelede, deur die N.H.S.V., N.H.J.V., Finansiële Kommissie, Marico Koshuisbestuur en die Sondagskoolpersoneel telkens opgeklink. Hy het dan verwys na werk wat „goed gedoen is”, na werk wat „geseënd” was en dat daar „hard en ywerig gewerk is”. Hy het ook telkens beklemtoon dat die werk verrig is in belang van die „saak van die Aller hoogste” en vir „die instandhouding van die Kerk” Vir die „goeie werk”. wat dikwels met „baie opofferings” gepaard gegaan het, en in tye van droogte en ekonomiese insinking voortgesit moes word, was ds. Young steeds opreg dankbaar en het hy nooit ’n geleentheid verby laat gaan om sy dank en waardering daarvoor te betuig nie. ’n Paragraaf in die notule van die kerkraadsvergadering van 31 Januarie 1970 is tekenend van ds. Young se kenmerkende gesindheid en houding. Nadat hy die kerkraadslede op die eerste kerkraadsvergadering van 1970 verwelkom het, het hy verder gesê: „As ons terugkyk op die jaar en jare verby, dan sien ons daar die seënende Hand van God. As ons met geloof en vertroue hierdie jaar tegemoet gaan, sal Sy seënende Hand ook rus op die werk wat ons as swakke mense in Sy diens verrig.” Hy het vervolgens die hoop uitgespreek — soos by talle vorige geleenthede — dat die werk in 1970 sou getuig van ’n goeie gees en hartlike, aangename samewerking.

Sy gevoel van dankbaarheid was egter nie net tot kerkraads- en gemeentelede, en lede van die verskillende komitees en verenigings beperk nie, maar het ook tot uiting gekom in sy talle verwysings na God, die Gewer van alle goeie dinge, aan wie opregte, kinderlike dank vir baie seëninge verskuldig is. Op 'n kerkraadsvergadering van 12 Februarie 1966 het hy verwys na die gunstige omstandighede waaronder die eerste kerkraadsvergadering van daardie jaar plaasgevind het. „Ons het ons as volk voor God verootmoedig", het hy verder gesê, „en spoedig daarna het uitkoms (na die langdurige en swaar droogte van 1965) gekom. Hiervoor het ons dank betuig en moet ons maar gedurig ons dank uitspreek." In Oktober 1968 het hy op die laaste kerkraadsvergadering van die jaar verwys na 'n jaar met sy vreugde en blydskap, maar ook met sy droefheid en leed wat besig was om ten einde te spoed. „As ons vir 'n oomblik stilstaan en terugkyk," het ds. Young gesê, „moet ons erken dat die Here vir ons goed was." Die volgende jaar in Februarie het hy op 'n kerkraadsvergadering weer gesê: „As ons terugkyk oor die jare verby, waarvan sommige jare uiters moeilik was, is ons dankbaar en erken ons dat die seënende Hand van Bo op ons gerus het. Ons hoop en vertrou dat dieselfde goeie Vader nog altyd Sy Hand oor ons seënend sal uitstrek." Later in die jaar het hy op die kerkraadsvergadering van 2 Augustus waardering betuig vir die opofferende werk wat tot op daardie stadium gedoen is en die getuienis van bereidwilligheid om te werk „vir die Koninkryk van Christus, vir die gemeente en vir die verskillende wyke."

By verskillende geleenthede het ds. Young blyke gegee van die feit dat hy deeglik bewus was van die groot opofferinge waarmee die werk van die ampsdraers in die gemeente gepaard gegaan het, soms onder moeilike omstandighede. Dan het hy hulle egter daaraan herinner dat gemeentelike werk die ampsdraers en ander gelowiges in die gemeente geestelik verryk en dat hulle genade van Bo sal ontvang om die werk tot eer van God en tot heil van hul eie siele te doen.

Op hul beurt het die kerkraadslede by verskillende geleenthede dank en waardering teenoor ds. Young betuig vir die werk wat algaande verrig is, vir aangename samewerking, en vir die aangename en mooi gees wat altoos in kerkraads- en ander vergaderings geheers het. Ouderlinge P. J. Basson, W. L. van der Merwe, A. C. van der Merwe, S. F. Marais, P. C. Grobler, M. M. J. Basson, G. J. P. van Staden, G. C. Scheffer en T. F. Coertze en diaken J. H. Nieuwoudt, onder andere, het in die loop van die jare namens die Kerkraad en gemeente ds. Young bedank vir „hartlike samewerking" en „'n goeie gees in die vergaderings", vir „ywerige werk in belang van die gemeente", vir „dienste wat op getroue wyse gelewer is", vir „die getroue vervulling van ampspligte", vir „die koers deur hom aangedui", vir sy bereidwilligheid om selfs tydens sy verloftyd na Zeerust terug te keer vir begrafnisse en die afhandeling van ander dringende pastorale pligte, vir „die simpatieke, christelike wyse waarop 'n amps-

draer, na 'n begane misstap, behandel en pogings tot sy rehabilitasie aangewend is en vir die reuse, gewaardeerde aandeel wat hy in verband met die totstandkoming van die nuwe kerkgebou gehad het. Daarbenewens het ds. Young deur sy taktvolle en energieke optrede by meer as een geleentheid dit bewerkstellig of daarin geslaag dat die gemeente op finansiële gebied onverwagte voordeel getrek het.

By sommige van die dankbetuigings was mev. Young by name ingesluit, terwyl die dank wat by talle geleenthede aan die adres van die N.H.S.V. gerig is vir die susters se pragtige bydraes tot die opbou van die gemeente, ook haar as voorsitster persoonlik toegekom het. Sy het egter steeds as voorsitster van die N.H.S.V. in die gelukkige posisie verkeer om 'n wakker en lojale bestuur om haar geskaar te gehad het.

Die Kerkraad, Finansiële Kommissie en die gemeente het by verskillende geleenthede hul dank en waardering op 'n tasbare wyse tot uiting gebring, byvoorbeeld die simpatieke benadering ten opsigte van traktement, lewenskoste- en motortoelaes, ofskoon ds. Young meer as een keer daarop aangedring het dat die verhogings en toekennings minder ruim moet wees en dat hy met minder as die bewilligde bedrae tevrede sou wees! By wyse van geskenke by geleentheid van huwelik, ontvangs, geboorte en doop, verjaarsdae en ander geleenthede, het die Kerkraad en gemeentelede ook hul toegeneentheid tot, en belangstelling in die pastoriegesin betuig. Ook die skenking van 'n nuwe toga by geleentheid van ds. Young se een en twintigjarige herdenking van sy ampsbediening op Zeerust in 1968, was 'n blyk van opregte hoogagting en waardering vir die persoon en arbeid van ds. Young.

Telkens wanneer ds. Young na ander gemeentes, soos Mafeking, Brakpan en Volksrust, beroep is en hy aangekondig het dat hy die beroepe nie aangeneem het nie, was daar blydskap by kerkraads- en gemeentelede dat hy die beroepe nie aangeneem het nie.

Die funksie wat by geleentheid van die viering van ds. Young se een en twintigjare ampsbediening in die Zeerustse gemeente in 1968 gereël is, het op 'n treffende wyse bewys gelewer van die waardering, liefde en toegeneentheid wat die Kerkraad, gemeente en ander komitees en verenigings van die Zeerust-gemeente vir die pastoriegesin na 'n tydperk van een en twintig jaar gehad het en nog steeds het. Op 'n kerkraadsvergadering van 12 Augustus 1967 het oudl. P. C. Grobler, in afwesigheid van ds. Young, die Kerkraad daaraan herinner dat ds. Young in Januarie 1968 een en twintig jaar lank predikant van die Zeerust-gemeente sou wees, 'n tydperk waarin hy diep spore in die gemeente getrap het. Hy het daarom voorgestel dat die Kerkraad 'n besondere funksie, waarin die hele gemeente kon deel, moes reël. Die voorstel van oudl. Grobler het algemene byval gevind. Die volgende Reëlingskomitee is vervolgens deur die Kerkraad benoem: Ouderlinge P. C. Grobler, as Sameroeper, S. P. van Vuuren, M. M. J. Basson en diakens J. C. S. Roos en H. C. van der Merwe, met reg tot koöptering van bykomende lede.

In die lig van die feit dat ds. Young vanaf Januarie 1947, in die woorde van oudl. P. C. Grobler, Sameroeper van die Reëlingskomitee, „offervaardige diens gelewer het", is besluit om kollektelyste onder gemeentelede rond te stuur sodat elke lidmaat van die gemeente deur 'n bydrae betrokke kon wees by die betuiging van dank en waardering teenoor ds. Young en sy gesin. Op voorstel van ouderlinge P. D. van der Merwe, J. G. van Wyk en dia. P. C. Rossouw is verder besluit dat die Kerkraad 'n bedrag van R850.00 uit die kerkkas by die ingesamelde bedrag moet byvoeg. Later is op voorstel van die Finansiële Kommissie deur die Kerkraad besluit om die ingesamelde bedrag tot R1,000.00 aan te vul. Die tjek sou op 'n gemeentelike byeenkoms, wat vir Saterdag, 10 Februarie 1968 gereël is, deur oud-ouderling W. L. van der Merwe aan ds. Young oorhandig word, terwyl 'n ruiker, op voorstel van oudl. A. C. van der Merwe, aan mev. Young by dieselfde geleentheid oorhandig sou word. Die reëling van die oorhandigingsfunksie, die bydraes deur die gemeentelede en die bewilliging van 'n ruim bedrag uit die gemeentelike fondse deur die Kerkraad en Finansiële Kommissie, was opnuut getuienis van die „positiewe gesindheid" van die gemeente in sy geheel. Op die gemeentevergadering van Saterdag, 10 Februarie 1968, het oudl. P. C. Grobler, Voorsitter van die Reëliings-komitee vir die insameling van fondse vir 'n geskenk aan ds. Young, sy waardering uitgespreek teenoor die gemeentelede vir die goeie en mooi gesindheid wat hulle in verband met die insameling van bydraes aan die dag gelê het.

Oudl. Grobler het voorts daarop gewys dat die gemeentelike byeenkoms 'n besondere geleentheid is. Vanaf 11 Januarie 1947 het ds. Young in die een en twintig jaar van sy bediening in die Zeerust-gemeente diep spore getrap. Gedurende hierdie tyd het ds. Young groot dinge verrig. Daar is, onder andere, 'n nuwe kerkgebou opgerig, waarvan ds. Young die hoeksteen gelê en ook die inwyding waargeneem het. Oudl. Grobler het namens Kerkraad en gemeente sy innige dank uitgespreek teenoor ds. Young vir wat hy op geestelike gebied vir die gemeente beteken en gedoen het. „Ons is dankbaar en erkentlik teenoor ds. Young", het oudl. Grobler afsluitend gesê, „en veral teenoor die Vader, wat hom begenadig het met krag en toewyding in die grootste taak waartoe enige mens geroep kan word en waartoe ds. Young geroep is."

Toe oud-ouderling W. L. van der Merwe vervolgens aan die woord gekom het, het hy ook sy innige dank uitgespreek vir die voortreflike diens wat ds. en mev. Young in die Zeerust-gemeente gelewer het. „Hulle het hier gekom as jongmense", het oud-oudl. Van der Merwe gesê, „en ds. Young is nou al taamlik grys en dit het gekom van die werk wat hy alhier verrig het. Met 'n dankbare blik op die verlede van een en twintig jaar, rig ons nou die oog op die toekoms." Op daardie stadium van sy toespraak het oud-oudl. Van der Merwe namens die gemeente 'n tjek aan ds. Young oorhandig as 'n blyk van waardering vir die groot werk wat deur hom verrig is. Hy het ook die hoop uitgespreek dat God ds. en mev.



Die pastorie-gesin: Ds: en mev. Young en Elma. Vanaf 1947 het ds. Young ongeveer 1,000 kinders gedoop, 350 pare in die huwelik bevestig en het 1,100 jong mense belydenis van geloof afgelê.

Young nog baie lank in lewe en gesondheid sou spaar om nog steeds diens aan die Zeerust-gemeente te lewer. Hy het ook ten slotte sy dank uitgespreek teenoor die lidmate wat dit moontlik gemaak het dat 'n tjek aan ds. Young oorhandig kon word.

Daarna is 'n ruiker aan mev. Young deur mevv. R. Grobler en R. van der Merwe oorhandig.

Nadat ds. Young vir ouderlinge Grobler en Van der Merwe bedank het vir die „mooi woorde" wat aan hom en mev. Young gerig is en mevv. Grobler en Van der Merwe vir die oorhandiging van die ruiker aan mev. Young, het hy die gemeente bedank vir die geskenk wat aan hom oorhandig is. Hy het verder gesê dat die geskenk gebruik sou word om die pastorie te omskep tot 'n waardige woonhuis. Hy het voorts daarop gewys „dat een en twintig jaar in die lewe van die mens 'n lang tydperk beteken maar in die bestaan van 'n gemeente is dit maar 'n kort tydjie. Hy glo dat God dit so beskik het dat hy een en twintig jaar lank die gemeente kon dien met die gepredikte Woord en solank dit God behaag, sal hy voortgaan om die suiwere Woord te verkondig." Wanneer hy met dankbaarheid terugkyk oor die een en twintig jaar, dan gaan sy gedagtes uit na hulle wat reeds heengegaan het en van wie hy net mooi herinneringe het. Hy het sy dank betuig teenoor die Kerkraad wat hom in 1946 na Zeerust beroep, ontvang en hom bygestaan het. Teenoor sy vrou, wat hom deur al die jare so trou bygestaan het, het hy voorts sy persoonlike dank uitgespreek. Die gemeente en Kerkraad het hy ook bedank vir die hoogagting waarmee hulle hom en sy vrou behandel het en sy opregte dank uitgespreek vir die liefde en toegeneentheid teenoor hulle en Elma, hul enigste dogter, aan die dag gelê. Ten slotte het ds. Young sy hoë waardering betuig teenoor die kerkraads- en gemeentelede wat daarvoor gesorg het dat die vergaderings altyd so mooi, goed en ordelik verloop het. „Mag die Here ons nog lank gebruik in Sy diens", was die woorde waarmee hy een van die hoogtepunte in sy jarelange verblyf op Zeerust afgesluit het.

Die kerkraadsvergadering wat op dieselfde dag as die gemeentevergadering gehou is, het ook in die teken gestaan van die herdenking van die een en twintigjarige ampsbediening van ds. Young in die Zeerust-gemeente. In sy verwelkoming het ds. Young, onder andere, die volgende gesê: „In die jare verby het ons vertrou op die seëninge van Bo en daarom kan ons dankbaar terugkyk op geseënde jare heengegaan. Met hierdie selfde vertroue wil ons die nuwe jaar begin in die hoop dat die Here se seën sal rus op die werk van elkeen in sy besondere amp."

Vervolgens het oudl. G. J. P. van Staden dank en waardering uitgespreek teenoor ds. en mev. Young vir hul onbaatsugtige diens oor 'n tydperk van een en twintig jaar aan die Zeerust-gemeente. Ofskoon ds. Young verskillende beroepe na ander gemeentes in dié tyd ontvang het, het hy telkens besluit om nog langer in die gemeente te bly. „Ons dank aan die Allerhoogste vir 'n man soos ds. Young", het oudl. Van Staden gesê, „wat gedurende die afgelope een en twintig jaar die gemeente nederig en hoflik

gedien het en Gods Woord suiwer en duidelik verkondig het." Hy het bygevoeg dat hy dankbaar teenoor ds. en mev. Young voel vir die toegewyde ywer waarmee hulle die taak, waartoe hulle geroepe is, verrig het en hy het afgesluit met die hoop en bede dat die Here Sy rykste seën sal gebied op die werk wat hulle nog in die toekoms in die Zeerust-gemeente sal verrig.

**Spore van arbeid.**

Nadat Samuel Edwin (Sampie) Young in 1937 aan die Swartruggens Hoërskool die Transvaalse Eindsertifikaat verwerf het, het hy vanaf 1938 aan die Universiteit van Pretoria vir predikant begin studeer. Aanvanklik was hy 'n inwoner van Kollege Tehuis, op die Universiteitsterrein, en vanaf 1940 van Voortrekker Tehuis.

Sy studie, in die moeilike oorlogsjare — hy en ds. A. J. van Staden, wat kamermaats was, het selfs een aand die huisvader van Voortrekker Tehuis, prof. Barend de Loor, en hul medestudente te hulp gesnel en 'n aanval op Voortrekker Tehuis afgeweer — was vanaf die begin vir hom hoofsaak en het hy daarin geslaag om sy ses jaar-lange studie in die normale tyd agter die rug te kry.

Deur sy voorbeeldige gedrag, karaktervastheid en die erns en toewyding waarmee hy sy studie aangepak en voortgesit het, het Sampie Young egter heel gou die toegeneentheid en vertroue van sy medestudente verwerf, met die gevolg dat hy in die loop van die tyd as lid van die huiskomitees en op die besture van ander komitees en verenigings verkies is. In die geslote kring van die Van der Hoff Teologiese Vereniging het hy uit die aard van die saak 'n aktiewe aandeel gehad. In die loop van die jare het hy op verskillende onderkomitees van „Van der Hoff" gedien en teen die einde van sy studieloopbaan as Abactis (sekretaris) diens gedoen — dieselfde jaar toe teologiese student H. J. Geyser, Praeses (voorsitter) daarvan was — en daarna ook as Fiscus (penningmeester). In die veertiger jare is hy ook op die Studenteraad verkies en as V.S.R.-lid het die eer hom te beurt geval om, in opvolging van G. J. Davidtz, die huidige Burgemeester van Pretoria, as Voorsitter van die Studenteraad verkies te word. Vir verskillende redes was sy destydse verkiesing tot Voorsitter 'n merkwaardige prestasie. Daardeur het Sampie Young getoon dat hy die vertroue van sy medestudente en medemense kon verwerf, dat hy daardie vertroue waardig kan wees en dat hy die taak waartoe hy geroep is, op 'n waardige en verantwoordelike wyse kon vervul, net soos dit in latere jare in sy openbare lewe en optrede steeds die geval sou wees.

Nadat hy in 1943 sy B.D.-graad saam met J. A. Smit — in later jare kollega in die Ring van Zeerust — P. M. Smith, P. S. Dreyer en A. J. van Staden verwerf het, is hy op 25 April 1944 op Groblersdal as predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Van der Hoff georden, waar hy tot in Desember 1946 diens gedoen het.

Naas sy ampspligte as predikant van Zeerust, het hy in die loop van die jare met onderskeiding op verskillende kommissies, rade en besture ge-

dien. Kort na sy bevestiging as predikant van die Zeerust-gemeente het hy lid geword van die Marico Kosnuisbestuur en van toe af vir jarelank die belange van dié onderwysinrigting gedien en bevorder. As afgevaardigde van die plaaslike tak van die Reddingsdaadbond, het hy in 1948 die F.A.K. kongres op Johannesburg bygewoon en daarna ook steeds 'n aktiewe belangstelling in ander volksorganisasies aan die dag gelê. Nadat hy op daardie stadium reeds Superintendent van Sondagskole van die Ring van Zeerust was, is ds. Young in 1949 op voorstel van oudl. P. H. Viljoen ook benoem as Superintendent van Sondagskole van die Zeerust-gemeente. Daarna het hy algaande ook gedien op verskillende komitees in verband met gemeentelike werk, onder andere as adviserende lid van die Boukommissie. In Desember het hy van die Kerkraad toestemming gevra en ontvang om kandidaat te mag wees vir die aanstaande Stadsraadsverkiesing, en in 1960 en die jaar daarna, het hy as benoemde lid gedien op 'n Kommissie van Ondersoek wat deur die Transvaalse Onderwysdepartement in verband met sekere onderwysaangeleenthede aangestel is. Op die gebied van die plaaslike onderwys en opvoeding, het ds. Young in die loop van die jare ook belangrike en gewaardeerde werk verrig as lid en voorsitter van Skoolkommissies, die Skoolraad en die Beheerraad van die plaaslike hoërskool. Nadat hy vir 'n hele aantal jare opgetree het as Skriba vir die Ring van Zeerust, is hy in 1968 en die jaar daarna verkies as Voorsitter van dié Ring. In die breë kerklike verband het ds. Young 'n gewaardeerde bydrae gelewer op die terrein van die sondagskoolwese, kategese en jeugwerk. Daarbenewens dien hy ook reeds vir 'n aantal jare op die redaksie van die Almanak.

Sy werk op 'n verskeidenheid komitees en verenigings vanaf sy skooljare en daarna op universiteit en in sy twee gemeentes, Van der Hoff en Zeerust, en ook op die breë kerklike terrein, het ds. Young steeds met dieselfde nougesetheid, toewyding en deeglikheid verrig. Wanneer mens sy loopbaan nagaan, ontstaan die indruk dat hy die woorde wat wyle prof. Ben Gemser op 'n keer die lede van „Van der Hoff" toegevoeg het, sy eie gemaak en sy private en openbare lewe daarvolgens ingerig het: „Lewe hoog, lewe nougeset, lewe in noue verbinding met God!"

Dit ly geen twyfel dat ds. Young in die loop van die jare op verskillende terreine en in verskillende samelewingskringe diep spore getrap het en nou reeds op 'n leeftyd van blymoedige diens kan terugkyk. Soos hy in Januarie 1949 in 'n kerkraadsvergadering van ander ampsdraers en lidmate in sy gemeente gesê het, kan tereg ook van ds. Young getuig word. Die „spore van sy arbeid" kan duidelik op Swartruggens, Pretoria, Groblersdal, Zeerust, in konsulentsgemeentes en selfs in Rhodesië gesien word, waar hy as skolier, student en predikant gestudeer, diens verrig en die Woord en Sakramente op 'n verantwoordelike en nougesette wyse bedien het.

## 30. AMPSDRAERS VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTES POTCHEFSTROOM (MARICO-WYK) EN MARICO (ZEERUST).

**Predikante**, 1840-1971.

D. Lindley, 1840 (Paallaer, Port Natal), 1841-1844, Potchefstroom; D. van der Hoff, 1853-1871, Potchefstroom (Marico-wyk, Plaatselyke Kerkeraad); J. C. de Vries, 1875-1884; Jac. van Belkum, 1891-1898; J. Beyer, 1898-1899; P. W. van Drimmelen, 1907-1914; S. Vermooten, 1915-1919; H. P. Wolmarans, 1922-1927; P. J. J. Venter, 1927-1929; H. C. M. Fourie, 1932-1933; C. S. van H. Steenekamp, 1936- 1938; S. P. Viljoen, 1939-1944 en S. E. Young, vanaf 1947.



Predikante by nagmaalsviering tydens die feesviering in Mei 1958 toe die afbetaling van die bouskuld in dankbaarheid gedenk is. Ses van die predikante op die foto was op een of ander tydstip verbonde aan die Zeerust-gemeente, ander was konsulente, enkeles was gemeenteseuns terwyl die res predikante in die Ring van Zeerust was. V.l.n.r.: B. J. van Staden, S. J. Prins, J. L. van Staden, C. S. van H. Steenekamp, H. P. Wolmarans, S. E. Young, D. F. Erasmus, J. B. Janse van Rensburg, P. J. J. Venter, S. Vermooten, G. J. van Jaarsveld, J. J. Engelbrecht, S. P. Viljoen en J. H. van Staden.

**Konsulente,** 1871-1971.

D. van der Hoff, vanaf 1871; G. W. Smits; C. W. du Toit; M. J. Goddefroy, vanaf 1887; Jac. van Belkum, 1898-1904; A. Murray jr., 1904-1906; F. S. du Toit, 1907-1914; P. W. Ennis, 1914-1918, 1919; J. J. Kühn, 1918-1919; S. Vermooten, 1919-1925, 1931; S. J. Strydom, 1926-1927; G. E. Alers, 1927-1930; D. F. Erasmus sr., 1930-1931, 1932-1934, 1935-1942, 1942-1948 (2de), 1949-1950, 1951-1963 (1ste); E. S. Mulder, 1931; H. C. M. Fourie, 1931-1932, 1934-1935; G. C. Coetzee, 1942-1944; C. H. Muller, 1944-1945; H. J. Geyser, 1946-1948, 1948-1950; W. J. Engelbrecht, 1948, 1950-1951; G. J. van Jaarsveld, 1949-1950 (2de); F. van Oosten, 1950-1951 (2de); J. J. Engelbrecht, 1951-1954, 1955-1959 (2de); J. M. Fourie, 1954-1955 (2de); C. J. van Schalkwyk, 1959-1963 (2de); J. A. de Beer, 1963-1965 (2de); C. J. Smit, 1965 (1ste), 1965-1967 (2de); D. F. Erasmus jr., 1963-1965, 1966-1968; W. J. Kemp, vanaf 1968 (1ste) en J. A. Smit, vanaf 1968 (2de).

**Kosters,** 1902-1971.

C. W. Smidt, 1902-1904; Berend Coetzee, 1907; P. H. (Paul) Marais, 1907-1923; R. Fourie, 1923-1924; B. J. Klaassen, 1924-1928; R. J. (Oom

Roelfie) Benade, 1928-1953; A. Meyer, 1945-1948; J. (Koos) Rautenbach, 1953-1958; P. J. van Staden (Dia.), 1958-1961; S. F. Marais (Oudl.), 1961-1967; J. N. Blignaut (Oudl.), 1967-1968; P. J. Van Staden (Oudl.), vanaf 1969.

**Orreliste, 1908-1971.**

P. Marais, 1908-1909; Sarel Joubert, 1908-1909, 1910-1913; J. Otto (Mej.), 1909-1910; J. H. Timmerman, 1913-1915, 1917-1918; P. C. Coetzee, 1915-1917; J. J. Joubert Asn., 1918-1923; M. S. F. Grobler, 1923-1925; F. M. du Mont, 1928-1929; Hester Grobler (Mej.), 1931-1932; Margaretha Erasmus, 1932-1935; P. J. Coetzee (Oudl.), 1935-1937; C. Reichel (Mej.), 1937-1938; J. H. Snyman jr., 1941-1952; S. J. Viljoen (Mev.), 1953-1956; R. Greyling (Mev.), 1957-1958; R. J. S. Benade (Mev.), 1959-1969 en J. Bornman (Mev.), vanaf 1969.

**Skribas,** 1890-1971.

R. C. van Broekhuizen, 1890-er jare; Jac. van Belkum (Ds.), 1902-1903; A. Stafleu (Notulehouer) 1903-1905; P. W. van Drimmelen (Ds.), 1907-1914; G. J. M. Wolmarans, 1915-1918; J. H. Timmerman, 1918-1922; Cor. B. Otto, 1922-1923; H. A. Grobler, 1923-1924; F. M. Dumont, 1924-1930; A. S. (Oom Bert) Pretorius, 1930-1948; J. van Staden, 1948-1949; P. H. (Peet) Viljoen, 1948-1956; J. G. Swanepoel, 1956-1965 en T. F. Coertze, vanaf 1965.

**Kassiers,** 1902-1971.

W. N. Glaeser (Administrateur der gelden en eigendommen der Gemeente Marico) 1902 (7 Nov., aangestel); J. van der Merwe (Diaken/Kassier), 1907-1908; C. E. M. (Charlie) Hamm, 1908-1909; A. J. Joubert, 1909-1918; J. H. Timmerman, 1918-1922; Cor. B. Otto, 1922-1923; H. A. Grobler, 1923-1924; F. M. Dumont, 1924-1930 (Opm. Vanaf 1925 tot 1968 word ampte van Skriba en Kassier deur een persoon beklee); A. S. (Oom Bert) Pretorius, 1930-1948; J. van Staden, 1948-1949; P. H. Viljoen, 1948-1956; J. G. Swanepoel, 1956-1965; T. F. Coertze, 1965-1968; B. J. N. Clark, 1968-1969 en G. J. Vosser, vanaf 1969.

**Kolporteurs, 1930-1971.**

A. S. (Oom Bert) Pretorius, in 1938 benoem; J. G. Swanepoel, 1962-1965; T. F. Coertze, 1966-1968; B. J. N. Clark, 1968-1969 en G. J. Vosser, vanaf 1969.

**Skribas van Registrasie,** 1950-1971.

P. H. Viljoen, 1950-1956; J. G. Swanepoel, 1956-1965; T. F. Coertze, 1965-1969; en A. C. Coertze (Mev.), vanaf 1969.

**Superintendente van Sondagskole,** 1928-1970.

F. M. du Mont, 1928-1930; A. S. (Oom Bert) Pretorius, 1930-1931; J. H. Fouché, 1931-1937; M. M. J. Basson, 1937-1946; M. H. J. van der Merwe; 1947-1949; J. van Staden, 1949; P. J. Basson, 1949; P. H. Viljoen, 1949; W. L. van der Merwe, 1950; S. E. Young (Ds.), 1951-1956; J. G. van Wyk, 1956-1958; W. J. Herbst, 1958-1964; T. F. Coertze, 1965; en J. C. Coetzee, 1965-1970.




Handtekening van die stamvader van die Suid-Afrikaanse Bassons. Lede van die Basson-familie word nie alleen in die Groot Trek en in die Republiek Natalia aangetref nie maar hulle maak ook hul verskyning in Marico teen die einde van die veertiger jare van die vorige eeu, o.a. W. J. Basson, 'n seun van Willem Basson, wat saam met Piet Retief en sy sewentig burgers — onder wie 'n seun van Willem Basson — deur die Zoeloes vermoor is. Van toe af was lede van die Basson-familie steeds troue ondersteuners van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marico (Zeerust) tot op die huidige dag, soos dit ook die geval was en is van talle ou Maricose families wie se name hier weergegee word.

**Superintendente van Kategese,** 1970-1971.

J. C. Coetzee, vanaf 1970.

**Jeugouderlinge, (Ouderlinge vir Jeugwerk),** 1957-1971.

P. C. Grobler, 1957-1968 en vanaf 1970; N. J. J. Ludick, 1968-1970.

**Diakens,** 1851-1971.

J. Badenhorst, 1961-1962; C. F. Basson, 1910-1914; M. M. J. Basson, 1909-1916; M. M. J. Basson, 1944-1953; M. M. J. Basson, 1959-1963; P. Basson, 1922-1923; P. J. J. Basson, 1937-1944; G. Benade, 1966-1967; J. G. Benade, 1903-1905; J. G. Benade, 1967-1969; R. J. Benade, 1924-1937; T. M. (of J. M.) Benade, 1870-er jare; J. G. Bender, 1956-1961; P. J. Bender, 1930-1933; J. H. B. Bezuidenhout, 1960-1961; F. Blignaut, 1902-1905; Jan Blignaut, 1939-1944; J. P. B. Blignaut, 1936-1943; P. H. Blignaut, 1957-1971; P. J. Blignaut, 1949-1953; D. P. E. Boeyens, 1968-1971; J. Breytenbach, 1956-1966; J. J. P. S. Breytenbach, 1951-1955; P. S. Breytenbach, 1955-1956; J. L. Buys, 1856-1866; H. J. Celliers, 1970-1971, B. J. N. Clark, 1967-1969; A. D. J. Coetzee, 1914-1917; Cornelis J .G. Coetzee, 1911-1914; D. J. Coetzee, 1902-1904; Gert Coetzee, 1906-1909; G. L. Roos Coetzee, 1907-1908; H. A. Coetzee, 1941-1943; H. J. Coetzee (Wiilgeboomspruit), 1863-1874; J. C. Coetzee, voor 1890; L. J. Coetzee, 1963-1971; P. C. Coetzee, 1955-1956; P. H. Coetzee, 1921-1955; P. H. Coetzee, 1962-1963; W. Coetzee, 1916-1923; A. C. Collins, 1951-1952; H. O. Collins, 1965-1966; R. Cronje, 1943-1947; L. de Beer, 1962-1964; H. J. Delport, 1969-1971; F. Drescher, 1959-1964; A. J. du Plessis, 1937-1938; J. H. du Plessis, vanaf 1890; J. H. du Plessis, 1932-1936; S. J. du Plessis, 1919-1923; H. C. du Preez, 1970-1971; F. Durand, 1923-1924; J. F. du Toit, 1860-er jare; W. A. du Toit, 1967-1968; G. A. Erasmus, 1956-1971; L. J. (Louw) Erasmus, 1916-1954; L. J. Erasmus jr., 1949-1952; L. J .Erasmus Psn., 1940-1949; N. Erasmus, 1956-1962; P. J. (Paul) Erasmus, 1915-1932; R. A. Faurie, 1916-1917; H. C. A. Flattery, 1969-1970; J. C. Fouché, 1968-1971; J. H.

Fouché, 1969-1970; N. J. Fouché, 1954-1957; Jozef E. Fourie, 1906-1911; M. J. Fourie, 1910-1911; R. A. Fourie, 1937-1938; J. C. Fürstenburg, 1960-1966, 1969-1971; C. J. Grobler, 1851-1852; C. N. Grobler, 1970-1971; K. N. Grobler, 1926-1928; J. H. Hartzer, 1950-1951; J. J. Haywood, 1933-1941, 1949-1952; A. D. Jacobs, 1949-1951; A. S. J. Jacobs, 1963-1967; F. A. Jacobs, 1880-er jare; F. A. Jacobs, 1923-1930; F. A. Jacobs, 1959-1965; P. P. Jacobs, 1949-1951; J. F. Janse van Rensburg, 1967-1968; Andries J. Joubert, 1905-1914; Chrisjan Joubert, de Oude, vanaf Desember 1853; F. J. (Vaal Frans) Joubert, 1859-1963; H. L. Joubert, 1859-1874 (en moontlik nog langer); J. A. Joubert, 1918-1919; Jozua Francois Joubert, 1905-1912; J. J. Joubert, 1880-er jare; J. J. Joubert, 1917-1918; S. J. Joubert, 1917-1918; B. J. Klaassen, 1914-1921; A. S. Labuschagne, vanaf 1890; G. J. Labuschagne, 1920-1923; J. A. Labuschagne, 1902-1904; G. P. Liebenberg, 1928-1931; C. W. Lottering, 1963-1971; W. J. Lourens, 1955-1964; J. J. Louw, 1944-1945; Daniël Mans, 1911-1912; J. F. Mans, 1956-1958; J. H. Mans, 1964-1967; S. Mans, 1950-1951; G. P. Marais, 1914-1944; J. J. Marais, 1968-1971; P. H. Marais, 1920-1921; A. S. Marks, 1970-1971; P. H. Marks, 1969-1971; J. G. (of G. J.) Meintjies, 1910-1914; J. J. Meintjies, 1914-1915; J. Merten, 1967-1968; C. F. Meyer, 1941-1943; C. F. Meyer, 1965-1970; F. A. Meyer, 1921-1926; F. C. Meyer, 1926-1944; J. G. Meyer Jz., 1905-1910; J. G. F. Meyer, 1944-1950, 1958-1965; J. P. Meyer, 1915-1920; S. C. Meyer, 1938-1939; J. H. Montgomery, 1880-er jare; G. (Gertjie) Mouton, 1956-1958; F. J. Naude, 1961-1971; G. A. Naude, 1958-1970; S. P. Naude, 1917-1923; J. W. Nel, 1952-1958; A. C. Niemandt, 1952-1954; J. H. Nieuwoudt, 1944-1966; N. Noëth, 1947-1959; N. P. J. Noëth, 1943-1946; D. J. Nortjé, 1931-1939; Arie G. Oberholzer, 1915- 1923; Arie J. Oberholzer, 1911-1914; D. S. Oberholzer, vanaf 4-7-1874; J. F. Oberholzer, 1912-1915; P. C. J. Oberholzer, 1909-1911; A. J. Oosthuizen, 1902-1906; J. A. Oosthuizen, 1956-1959; J. F. Otto, 1952-1955; M. J. Pelser, 1960-1965; P. M. Pelser, 1923-1926; D. Pelzer, 1956-1967; A. H. Pfahl, 1966-1967; H. J. Pieterse, 1914-1915; C. W. Potgieter, vanaf 1890; M. (N.?) G. Potgieter, 1969-1971; J. F. Pretorius, 1966-1967; M. W. Pretorius, 1930-1933; P. C. Pretorius, 1922-1923; M. L. J. Prinsloo, 1919-1922, 1927-1931; N. Roets, 1851-1852; C. Roos, 1951-1956; J. (Japie) Roos, 1943-1951; J. C. S. Roos, 1956-1964, 1967-1971; M. J. Roos, 1968-1971; P. C. Rossouw, 1968-1971; J. A. Salim, 1943-1946; A. Scheepers, 1964-1967; H. F. Schroeder, 1952-1956; D. J. Seymore, 1903-1904; D. J. Seymore, 1948-1949, 1957-1971; S. J. Seymore, 1944-1949; W. J. Seymore, 1936-1940; J. D. Slabbert, 1945-1952; H. C. Smit, 1943-1950; J. F. Smit, 1951-1952; T. Smit, 1964-1966; A. J. Snyman, 1911-1912; A. S. Snyman, 1909-1915; J. H. Snyman, 1880-er jare; M. J. Snyman, 1959-1963; D. R. Steyn, 1955-1971; J. J. L. Steyn, 1969-1971; L. Steyn, 1961-1964; P. J. D. Steyn, 1949-1953, 1956-1957; A. J. Swanepoel, 1911-1941 (Hy was op 85-jarige leeftyd nog steeds diaken); J. G. Swanepoel, 1955-1959; Andries Swart (Bosveld-wyk), vanaf 1905, A. D. Swart, 1916-1921; B. H. Swart, 1931-1933; C. Swart, 1922-1925; J. J.



Die Kerkraad.

Swart, 1947-1950, 1962-1964; Kosie Swart, 1963-1964; M. J. Swart, 1951-1953; N. J. Swart, 1964-1971; R. A. Swart, 1965-1967; S. C. Swart, 1951-1955; G. J. van Aarde, 1932-1936; A. S. van den Berg, 1954-1967; J. van den Berg, 1902-1903; Piet van den Berg, 1853-1856; P. J. van den Berg, 1914-1919; A. van der Merwe, 1949-1952; A. C. van der Merwe, 1951-1954; A. C. van der Merwe (Nr. 2), 1952-1954; A. D. van der Merwe, 1957-1971; A. P. van der Merwe, 1954-1960; C. J. van der Merwe, 1924-1931; D. J. van der Merwe, 1912-1914; D. S. P. P. van der Merwe, 1941-1942; F. van der Merwe, 1915-1922; H. C. van der Merwe, 1964-1971; H. G. van der Merwe, 1943-1956, 1963-1964; J. van der Merwe, 1902-1914; J. van der Merwe, 1964-1965; J. C. van der Merwe, 1938-1941; J. C. van der Merwe, 1965-1967; M. H. J. van der Merwe, 1945-1949; P. van der Merwe, 1926-1927; P. H. van der Merwe, 1964-1965; P. H. J. van der Merwe, 1912-1915; P. J. van der Merwe, 1911-1912; P. P. van der Merwe, 1927-1949; P. P. van der Merwe, 1954-1961, 1966-1969; W. C. van der Merwe, 1922-1926; M. M. J. van der Walt, 1966-1971; A. C. W. van Niekerk, 1968-1969; C. van Niekerk, vanaf 1902; C. J. L. van Niekerk, vanaf 1890; D. J. van Niekerk, 1915-1917; Jan A. van Niekerk, 1905-1909; L. van Niekerk, 1932-1937; M. G. van Niekerk, 1964-1967; J. G. van Heerden, 1967-1968; A. S. van Rooyen, 1964-1969; G. van Rooyen, 1919-1923; B. J. van Staden; 1944-1971; F. J. van Staden, 1914-1915; J. van Staden, 1946-1949; Jacobus F. van Staden Jzn., 1903-1919; Joh. F. van Staden, 1919-1920; Jac. J. van Staden, 1907-1908; P. J. van Staden, 1956-1961; P. T. van Staden, 1967-1968; T. van Staden, 1966-1967; A. J. van Tonder, 1924-1925; A. J. van Tonder, 1946-1956; D. van Tonder, 1956-1959; A. J. van Wyk, 1959-1963; C. C. van Wyk, 1967-1971; J. van Wyk, 1958-1959; J. G. van Wyk, 1951-1955; J. G. van Wyk, 1963-1964; P. J. van Wyk, 1965-1971; F. J. van Zyl, 1953-1966; G. A. van Zyl, 1936-1940; H. van Zyl, 1907-1909; H. J. van Zyl, 1954-1959; J. van Zyl, 1953-1954; W. van Zyl, 1963-1965; W. H. van Zyl, 1905-1909; W. H. van Zyl, 1970-1971; J. P. B. Venter, vanaf 1890-er jare-1908; G. Vosser, 1952-1954, 1962-1964; G. J. Vosser, 1961-1962; J. G. Vosser, 1936-1943;P. Vosser, 1961-1971 en W. Vosser, 1949-1959.

**DIE KERKRAAD** (Sien bl. 445).

**Heel voor,** v.l.n.r.: Diakens M. J. Roos. H. C. van der Merwe, D. R. Steyn, ouderlinge J. C. Coetzee. S. P. J. van Vuuren. G. J. P. van Staden, dia. J. van Eck, oudl. H. J. J. Steyn. diakens J. H. Fouché en D. P. E. Boevens.

**Sittende.** v.l.nr.: Ouderlinge R. A. Swart. J. G. F. Meyer, T. F. Coertze (Skriba). M. M. J. Basson. C. J. P. van Zyl. oud-ouderlinge J. C. P. Steyn, M. J. Mans, ds. S. E. Young. oud-ouderling W. L. van der Merwe. ouderlinge P. D. van der Merwe, A. C. van der Merwe. S. F. Marais, S. J. Seymore en dia. D. J. Seymore.

**Staande,** v.l.n.r.: Ouderlinge L. J. Erasmus. G. J. Vosser (Kassier), P. J. van Staden, diakens B. J. van Staden. J. C. Fürstenburg. oudl. H. C. A. Smit. dia. L. J. Coetzee, ouderlinge D. Pelzer, J. H. Mans, diakens J. J. L. Steyn, S. H. Young, P. C. Rossouw en P. Vosser.

**Heelagter.** v.l.n.r.: Diakens G. A. Erasmus. H. J. Celliers. ouderlinge A. S. Jacobs, P. P. van der Merwe. J. J. Oosthuizen. J. G. van Wyk. J. F. Coetzee. N. J. Swart. dia. M. M. J. van der Walt. oudl. J. L. Viljoen. diakens C. W. Lottering. C. Grobler. P. H. Marks. oudl. N. J. J. Ludick en dia. A. D. van der Merwe

**Inlas.** v.l.n.r.: Dia. P. J. van Wyk: oudl. P. C. Grobler. dia. J. J. Marais. oudl. C. J. van den Bergh. diakens P. H. Blignaut, H. J. Delport, H. C. du Preez, oudl. M. J. Pelser. diakens J. C. S. Roos, W. H. van Zyl.

**Ouderlinge,** 1851-1971.

M. M. J. Basson, 1916-1931; M. M. J. Basson, 1936-1950; M. M. J. Basson, 1966-1971; P. C. Basson, 1895-1903; P. J. Basson, 1922-1926; P. J. Basson, 1948-1966; P. J. J. Basson, 1910-1929; P. J. J. Basson, 1957-1967; J. G. Benade, 1905-1914; R. J. Benade, 1937-1946; J. G. F. Bender, 1961-1966; W. C. Bezuidenhout, 1968-1969; C. J. Blignaut, vanaf 1890; Jan Blignaut, 1944-1950; J. N. Blignaut, 1967-1969; J. P. B. Blignaut, 1947-1949; L. Booysen, 1912-1913; F. C. Bossert, 1905-1910; D. J. J. Breytenbach, 1914-1920; J. Broekman, 1962-1964; J. L. Buys, vanaf Februarie 1866. (Oudl. Buys het ouderlingskap bo volksraadsetel verkies); C. G. Coetzee, vanaf 1890; D. J. (Daniël) Coetzee, 1903-1915; G. J. Coetzee, 1941-1949, 1954-1960; H. J. Coetzee (Wilgeboomspruit), 1874-1897 (Skenker van nagmaalservies); H. J. Coetzee Czn., 1922-1923; Jacob Coetzee, 1942-1948; J. Coetzee, 1945-1965; J. C. (Oom Hansie Meerkat) Coetzee, 1890-1933; J. C. Coetzee, 1963-1971; J. F. Coetzee, 1960-1963; J. F. J. Coetzee, 1967-1971; P. J. Coetzee, 1935-1942; T. F. Coertze, 1960-1971; C. S. Cronje, 1913-1916; R. Cronje. 1949-1950, 1962-1967; Stephanus Cronje (Bosveld-wyk), vanaf 1905; G. D. de Beer, 1950-1952; H. J. L. de Beer, 1963-1967; F. M. Dumont, 1925-1930; J. H. du Plessis, vanaf 1890-er jare-1904; P. J. du



**Die Eeufeesreëlingskomitee.**

**Voor,** v.l.n.r.: Mevv. M. M. Young, C. Grobler, oudl. P. C. Grobler (Voorsitter), mevv. Basson en R. van der Merwe.

**Agter,** v.l.n.r.: Dia. D. R. Steyn, oudl. T. F .Coertze (Skriba), ouderlinge M. M. J. Basson, P. D. van der Merwe, S. F. Marais en ds. S. E. Young.

**Ingelas,** v.l.n.r.: Ouderlinge A. C. van der Merwe, J. C. Coetzee, mevv. A. C. Coertze en M. Coetzee.

Plessis, 1925-1931; S. J. du Plessis, 1927-1931; F. M. du Toit, 1926-1927; J. J. Eksteen, 1933-1937; L. J. (Oom Lou) Erasmus sr., 1954-1966; L. J. Erasmus jr., 1954-1971; F. (Fanie) Fouché, 1956-1959; J. H. Fouché, 1919-1927, 1931-1943; N. Fouché, 1952-1953; N. J. Fouché, 1948-1949; R. Fourie, 1918-1920; W. S. Fourie, 1959-1960; C. (R.?), Geel, 1959-1964; H. C. Geers, 1923-1924; P. Geers, 1922-1923; Gert Grobler, 1936-1937; G. P. J. Grobler, 1937-1945; M. F. (Machiel Klappie), 1917-1933; P. C. Grobler, 1954-1957 (Jeugouderling), 1960-1971; J. A. Hall, 1951-1952; W. J. Herbst, 1960-1967; A. S. Jacobs, 1951-1971; F. A. Jacobs, 1952-1959; J. J. Jacobs, 1955-1957; A. Jacobson; A. J. Joubert, 1914-1918; A. J. Joubert, 1964-1965; F. J. (Vaal Frans) Joubert, 1863-1889; J. Joubert, 1948-1951; R. C. Joubert, 1944-1954; S. J. Joubert, 1918-1921; Z. L. Kleyn (Klein?) 1949-1951; C. J. Koekemoer, 1958-1961; J. Kraft, 1951-1954; C. Lombard, 1922-1923; H. A. J. Lourens, 1946-1950; H. J. Lourens, 1945-1946; N. J. J. Ludick, 1966-1971; C. C. Mans, 1902-1917, 1921-1923; C. C. Mans jr. 1911-1912; J. Mans, 1961-1965; J. H. Mans, 1965-1971; M. J. Mans, 1936-1966; S. Mans, 1951-1955; G. F. Marais, 1910-1911; G. P. Marais, 1944-1946; S. F. Marais, 1954-1971; F. E. Marx, 1944-1947; A. J. Meintjies, 1961-1964; A. S. Meyer, 1932-1942; F. C. Meyer, 1903-1909; H. J. A. Meyer, 1926-1932; J. G. F. Meyer, 1966-1971; J. G. Mocke (Oud-komdt.), 1851-1852; F. Naude (Nr. 2), 1908-1909; F. J. Naude sr., 1902-1907, 1909-1923; S. P. Naude, 1949-1951; L. E. Nel, 1954-1955; N. Noëth, 1964-1970; D. S. Oberholzer, 1870-er en 1880-er jare; David Ollewa, 1911-1912; A. Oosthuizen, 1907-1909; A. J. Oosthuizen, 1950-1951; J. Oosthuizen, 1916-1920; J. A. (Johannes) Oosthuizen, 1922-1927; 1931-1944; J. J. Oosthuizen, 1967-1971; J. P. Oosthuizen, 1920-1922; N. J. R. Oosthuizen, 1951-1967; J. O. Otto, 1959-1961; M. J. Pelser, 1968-1971; D. Pelzer, 1970-1971; Chr. W. Potgieter, 1902-1907; A. S. (Oom Bert) Pretorius, 1930-1931, 1938-1947; F. Prins, 1949-1951; G. L. Roos, 1914-1930, 1936-1941; S. J. Seymore, 1949-1957; S. J. Seymore, 1959-1963; S. J. Seymore, 1968-1971; C. G. Scheffer, 1959-1966; J. D. Slabbert, 1952-1955; L. A. J. Slabbert, 1870-er jare; H. C. A. Smit, 1950-1971; A. S. Snyman, 1941-1944; Gert Christoffel Snyman (Kwaggafontein), katkiseermeester, vanaf Des. 1853 tot in die 1870-er jare; G. C. Snyman, 1910-1917; J. H. Snyman, vanaf 1890-er jare tot 1909; J. H. Snyman, 1927-1948, 1953-1956; Jan H. Snyman, 1946-1953; A. Stafleu, 1909-1910; H. J. J. Steyn, 1965-1971; J. C. P. Steyn, 1947-1966, 1968-1971; J. G. Steyn, 1944-1953; P. J. D. Steyn, 1957-1961, 1964-1965; C. Swart, 1961-1964; J. J. Swart, 1951-1953; R. A. Swart, 1970-1971; J. H. Timmerman, 1918-1922; C. Trollip, 1960-1961; G. J. van Aarde, 1936-1943; C. J. van den Berg. 1969-1971; P. S. van den Berg, 1915-1923; A. C. van der Merwe, 1955-1971; F. P. van der Merwe, 1924-1926, 1931-1948; H. G. van der Merwe, 1960-1965; J. P. van der Merwe, 1950-1962, 1968-1970; P. D. van der Merwe, 1963-1971; P. H. van der Merwe, 1965-1967; P. J. H. van der Merwe, 1926-1931; P. P. van der Merwe, 1969-1971; W. L. van der Merwe, 1947-1963; T. F. J. van Eck,

